# ONDERWYS EN DIE ARMBLANKE.

DEUR

E. G. MALHERBE,

B.A. Hons. (Kaap), M.A. (Stellenbosch), Ph.D. (Columbia),
Hoof, Nasionale Onderwysbureau, Pretoria,
Voorheen Senior Lektor in Opvoedkunde, Universiteit van Kaapstad.

## INHOUDSOPGAWE.

---

HOOFSTUK III.



---

HOOFSTUK IV.

---

HOOFSTUK V.

HOOFSTUK VI.



HOOFSTUK VII.



HOOFSTUK VIII.

---

HOOFSTUK IX.

**Nota:** — Elke onderwerp van bostaande hoofstukke is meer of min as 'n opsigselfstaande eenheid behandel. Gevolglik was herhaling van 'n paar vername punte onvermydelik. B.v. die verstandspeil nodig vir seker skoolstanderds, en die nadelige uitwerking van ons verdeelde onderwysbeheer word in meer as een hoofstuk genoem.

# DIE
# ARMBLANKE-VRAAGSTUK
IN
# SUID-AFRIKA.

---

VERSLAG VAN DIE CARNEGIE-KOMMISSIE.

# DIE ARMBLANKE-VRAAGSTUK IN SUID-AFRIKA.

## VERSLAG VAN DIE CARNEGIE-KOMMISSIE.

---

### Deel I. EKONOMIESE VERSLAG :

PLATTELANDSVERARMING EN PLAASVERLATING.

J. F. W. Grosskopf.

---

### Deel II. PSYCHOLOGIESE VERSLAG :

DIE ARMBLANKE.

R. W. Wilcocks.

---

### Deel III. ONDERWYS-VERSLAG :

ONDERWYS EN DIE ARMBLANKE.

E. G. Malherbe.

---

### Deel IV. MEDIESE VERSLAG :

DIE FYSIEKE TOESTAND VAN DIE ARMBLANKE.

W. A. Murray.

---

### Deel V. SOCIOLOGIESE VERSLAG :

(a) DIE ARMBLANKE EN DIE MAATSKAPPY.

J. R. Albertyn.

(b) DIE MOEDER EN DOGTER VAN DIE ARMBLANKE-HUISGESIN.

M. E. Rothmann.

---

STELLENBOSCH :
PRO ECCLESIA-DRUKKERY, DIE LAAN.

1932

# VERSLAG VAN DIE CARNEGIE-KOMMISSIE VAN ONDERSOEK OOR DIE ARMBLANKE-VRAAGSTUK IN SUID-AFRIKA.

## VOORWOORD.

Die ondersoek oor die Armblanke-vraagstuk in Suid-Afrika, waaroor hier verslag gegee word, het voortgevloei uit 'n besoek wat in 1927 deur die President en die Sekretaris van die Carnegie-Korporasie van New York, aan Suid-Afrika gebring is. Van verskillende kante is aan die verteenwoordigers van die Korporasie voorgestel dat daar dringende behoefte was aan 'n ondersoek oor die Armblanke-vraagstuk, en deur die Nederduits-Gereformeerde Kerk is aan die Korporasie 'n versoek gerig om ondersteuning vir 'n dergelyke ondersoek. Die Korporasie het welwillend ingestem om dit te doen en het op vrygewige wyse die grootste gedeelte van die koste van die uitvoering van die ondersoek en die druk van die rapport op hom geneem. Buitendien het die Korporasie maatreëls getref om twee vooraanstaande Amerikaanse socioloë 'n tydlang aan die ondersoek te laat deelneem, naamlik drs. Kenyon L. BUTTERFIELD en C. W. COULTER.

As trustees is deur die Carnegie-Korporasie aangestel:

Die Edelagbare P. DUNCAN, Sir Carruthers BEATTIE en dr. C. T. LORAM.

Deur die samewerking van die Raad vir Navorsingstoelae van die Departement van Mynwese en Industrieë en die Nederduits-Gereformeerde Kerk is 'n Raad van Beheer oor die ondersoek aanvang 1928 gestig. Die Raad het bestaan uit die volgende persone:

*Verteenwoordigers van die Nederduits-Gereformeerde Kerk:*

Die HoogEd. Senator F. S. MALAN, voorsitter (Kaap), ds. F. X. ROOME (Kaap), ds. J. R. ALBERTYN (Kaap), ds. A. D. LUCKHOFF (Kaap), mnr. C. MURRAY (Kaap), ds. T. F. CRONJE (Transvaal), ds. P. J. PIENAAR (Oranje-Vrystaat).

*Verteenwoordigers van die Raad vir Navorsingstoelae:*

Sir Carruthers BEATTIE, dr. C. T. LORAM, dr. R. W. WILCOCKS (sekretaris en thesaurier van die Raad van Beheer).

*Addisionele Lede:*

Dr. S. F. N. GIE (Departement van Onderwys), dr. J. A. MITCHELL (Departement van Gesondheid), dr. J. HOLLOWAY (Kantoor van Census en Statistiek), kol. G. N. WILLIAMS (Departement van Landbou), mnr. A. C. VAN DER HORST (Departement van Arbeid).

Die *Uitvoerende Komitee* van die Raad van Beheer het bestaan uit:

Die HoogEd. Senator F. S. MALAN, dr. C. T. LORAM en dr. R. W. WILCOCKS.

Die volgende *Kommissie van Ondersoek* is deur die Raad van Beheer en die Raad vir Navorsingstoelae aangestel:

Ds. J. R. ALBERTYN (Sociologie) in samewerking met ds. T. F. CRONJE, ds. A. D. LUCKHOFF en mevr. M. E. ROTHMANN.

Prof. dr. J. F. W. GROSSKOPF (Ekonomie).

Dr. E. G. MALHERBE (Opvoeding).

Dr. W. A. MURRAY (Gesondheid).

Prof. dr. R. W. WILCOCKS (Psychologie).

Die verslag van die Kommissie van Ondersoek bestaan uit ses dele, waarvan twee onder die afdeling Sociologie val. Die lede het gedurig in die nouste voeling met mekaar gewerk, maar elkeen van die skrywers van die afsonderlike dele dra die verantwoordelikheid vir sy of haar deel. Die gesamentlike bevindinge en aanbevelinge van die Kommissie word aan die begin van die verslae gegee.

Buitendien is op die Kommissie van Ondersoek 'n tydlang werksaam gewees die voormelde socioloë dr. Kenyon L. Butterfield en dr. C. W. Coulter. Die ondersoekers wens om hulle hoë waardering uit te spreek vir die sorgvuldige studie wat deur dr. Butterfield gemaak is van hulle methodes van werk en vir die deurdagte en stimulerende voorstelle wat hy op grond daarvan aan hulle kon maak. Dr. Coulter het enige maande met die ondersoekers rondgereis. Sowel wat die wetenskaplike as praktiese sye van die werk betref, is die ondersoekers veel dank aan hom verskuldig weens die hoë bekwaamheid en ruime ervaring wat hy tot hulle diens gestel het.

Die Raad van Beheer en die Kommissie van Ondersoek het ook op kragdadige wyse financiële en ander hulp ontvang van 'n groot aantal liggame en persone in die Unie van Suid-Afrika. Hier is veral te noem:

(1) Die Nederduits-Gereformeerde Kerk, wat bygedra het tot die salaris van ds. J. R. Albertyn gedurende die tyd wat

hy van sy gewone pligte vrygestel was om aan die ondersoek deel te neem.

(2) Die Nederduits-Gereformeerde Gemeente van Kimberley, wat verlof vir meer as 'n jaar aan ds. Albertyn toegestaan het.

(3) Die Nederduits-Gereformeerde Gemeente van Belfast, wat aan ds. T. F. Cronje vir meer as drie maande verlof gegee het om aan die ondersoek deel te neem as medewerker van ds. Albertyn.

(4) Die Universiteit van Stellenbosch, wat aan twee van die ondersoekers (dr. J. F. W. Grosskopf en dr. R. W. Wilcocks) 'n jaar verlof gegee het en in hoofsaak die koste hieraan verbonde gedra het, terwyl 'n deel deur die Departement van Landbou gedra is.

(5) Die Universiteit van Kaapstad en die Departement van Onderwys van die Unie, wat aan dr. E. G. Malherbe een jaar verlof gegee het om aan die ondersoek deel te neem en die koste hieraan verbonde gedra het. Die Departement van Onderwys van die Unie het ook vir 'n gedeelte gesorg vir die reis- en onderhoudskoste van hierdie navorser.

(6) Die Departement van Openbare Gesondheid van die Unie, wat gedurende 'n tydperk van vier maande dr. W. A. Murray van sy ambtelike dienste in die Departement heeltemaal vrygestel het om aan die ondersoek deel te neem en die koste hieraan verbonde (ingeslote reis en onderhoud) gedra het. Die Departement het ook gedurende 'n deel van die tyd aan dr. W. A. Murray die dienste van dr. E. Cluver gegee.

(7) Die Suid-Afrikaanse Mediese Instituut, wat etlike honderde bloedpreparate ondersoek het vir die vasstelling van die vóórkom van malaria.

(8) Die Departement van Spoorweë en Hawens, wat uitgebreide reis- en vervoerfaciliteite gratis aan die ondersoekers verskaf het en gegewens tot hulle beskikking gestel het.

(9) Die Vroue Federale Raad vir geldelike bydraes gemaak tot die koste van die deelneming van mevr. M. E. Rothmann aan die ondersoek.

(10) Die Afdeling Census en Statistieke vir die statistiese bewerking van seker gegewens en die tekening van grafieke.

(11) Die Departemente van Onderwys van die vier Provincies vir verlof om verstands- en onderwys-toetse in die skole toe te pas, en vir informasie deur die Departemente aan die ondersoekers verskaf.

(12) 'n Groot aantal onderwysers wat op welwillende en opofferende wyse meegewerk het deels by die toepassing van toetse en veral by die insameling van gegewens.

(13) Die Departemente van Arbeid, Landbou, Lande en Justisie vir die verskaffing deur hulle ambtenare van 'n massa gegewens aan die ondersoekers, en die Parlementaire Bibliotheek vir bibliotheek-faciliteite.

(14) 'n Groot aantal persone uit alle dele van die samelewing wat hulle tyd opgeoffer het om aan die ondersoekers onderhoude te verleen.

Ten slotte is dit vir al die ander lede van die Kommissie 'n behoefte om hulle hoogste waardering en erkentlikheid uit te spreek aan prof. R. W. Wilcocks, wat al die jare as sekretaris van die Kommissie opgetree het en, naas sy eie wetenskaplike ondersoek, met ywer en geduld die besonder moeilike en tydrowende pligte van 'n sekretaris so uitstekend vervul het. Ook die werk in verband met die druk en uitgawe van die verslag het in hoofsaak op sy skouers gerus.

## GESAMENTLIKE BEVINDINGE EN AANBEVELINGE VAN DIE KOMMISSIE.

---

**Aard en omvang van die armblanke-vraagstuk.**

1. Sedert sowat veertig jaar word in Suid-Afrika aandag gegee aan die „Armblanke-vraagstuk.'' Hierby word veral gedink aan die ekonomiese en sociale agteruitgang van 'n aansienlike gedeelte van die blanke plattelandse (of oorspronklik plattelandse) bevolking van ons land.

2. Die Armblanke-vraagstuk is tweeledig. Daar is ten eerste die vraag na die omvang en die oorsake van die dié agteruitgang; en ten tweede die vraag na die middels waardeur die agteruitgang gekeer en verbetering teweeggebring kan word.

3. Die ondersoek van die kommissie het te doen hoofsaaklik met feite en oorsake. Die kommissie is daarvan bewus dat vele daarvan alreeds vroeër aangetoon is, maar is ook van opvatting dat daar veelal gebrek aan perspektief, ontleding en koördinasie bestaan het in wat bekend was. Die kommissie maak egter ook 'n aantal aanbevelinge wat volg uit die studie van bestaande toestande. In sommige gevalle word specifieke maatreëls aanbeveel. In ander gevalle word algemene beginsels geformuleer wat in besondere gevalle dien toegepas te word.

*Aanbevelinge en aanbevelende bevindinge word kursief gedruk.*

4. Vir die doel van hierdie ondersoek word onder „armblankes'' die volgende verstaán: —

(a) Wat oorsprong betref, is dit persone van Europese afstamming wat hoofsaaklik uit die boerdery hulle bestaan gemaak het of nog maak.

(b) Wat ekonomiese toestand betref, word die belangrykste groepe onder hulle gevorm deur arm bywoners, huurlinge op plase, eienaars van stukkies of aandele van 'n plaas waarmee geen bestaan kan gemaak word nie, arm nedersetters, en die toenemende groep van ongeskoolde of swak geskoolde werkers en arbeiders buitekant die boerdery.

5. Ons omskrywing van die term (vir die doel van hierdie ondersoek) veronderstel dus nie by voorbaat dat daar by die

armblankes swakhede van verstand en karakter is nie, veral omdat dit uit die ondersoek self eers sou moet blyk. Ook is hierdie ondersoek nie beperk tot mense wat in hoë mate al verarm is en dus ekonomies reeds as armblankes sou moet beskou word nie; want dit is nuttig geag om ook groepe en persone te bestudeer by wie die verarmingsproces wel sigbaar is, hoewel hulle nie die graad van armoede bereik het wat ons hulle as armblankes sou laat klassifiseer nie.

6. Die armblanke moet nie as 'n alleenstaande verskynsel beskou word nie, dog meer as die akute uitwerking van toestande en strominge wat meer algemeen in ons volkslewe aanwesig is.

7. Dit is van praktiese waarde om sommige van die belangrykste types van armblankes op te noem, al mag dit nie altyd klasse wees wat streng van mekaar geskei kan word nie.

Ten eerste is daar die groep wat nog op die een of ander manier 'n landelike lewenswyse het. Dit sluit o.a. in: (a) trekkers, soos die arm trekboere in die Kaapse Noordweste, wat grotendeels nog onder pioniersomstandighede lewe; (b) 'n klas van armes, meestal bywoners, plaasarbeiders en veewagters in veestreke wat aan droogtes onderhewig is, soos in die Karo, en wat soms baie rondtrek; (c) die Bosveld-type in die Transvaal by wie pioniersvoorwaardes nog sterk heers, wat veelal nog uit die jag 'n bestaan maak en wat dikwels ly aan malaria en aan die uitwerkinge van 'n verslappende klimaat; (d) die swakker en armer boswerkers, wat feitlik alleen te vinde is in die streek Knysna — George — Tsitsikamma; (e) klein groepe van armes wat veral langs riviere of in waterryke klowe ontstaan het en wie se lewenswyse sterk beïnvloed word deur groepisolement; (f) eertyds selfstandige boere wat verarm is deur besigheidsonkunde of deur natuurlike en ekonomiese rampe soos oorloë, droogtes, veesiektes, verspoelings, plae, en skielike daling in die prys van hulle produkte.

Ten tweede is onder die armes wat die landelike lewe verlaat het, veral te noem: (a) dié wat na plattelandsdorpe getrek het en mettertyd „dorpsarmes'' word; (b) dié wat na die groter (meer geïndustrialiseerde) stede getrek het en daar as ongeskoolde of swakgeskoolde arbeiders 'n bestaan moet maak; (c) die grootste deel van die mense wat op die alluviale diamantdelwerye 'n uitkomste soek; (d) dié aan wie werk verskaf is op nedersettings en onderstandswerke of as ongeskoolde spoorwegarbeiders.

8. Dikwels word om 'n „statistiek'' van armblankes geroep. Om verskeie redes is 'n preciese telling onuitvoerbaar. Waar 'n telling berus op 'n persoonlike oordeel van baie persone oor

*ERRATUM:*

Par. 9, derde reël, lees *49,434* in plaas van 72,844.

wat 'n „fatsoenlike lewensstandaard vir witmense'' is, maak die tradisionele maatstaf in verskillende dele van die land so 'n telling maklik onvertroubaar. Nogtans was dit moontlik om gegewens te versamel wat ongeveer die omvang van die probleem aangee.

9. Die gegewens wat verkry is op vraelyste wat aan byna die helfte van al die skole in die Unie uitgestuur is, en wat betrekking het op 72,844 huisgesinne van skoolgaande kinders, is taamlik onrusbarend. Op grond van versigtige voorskrifte moes die hoofonderwysers die kinders vermeld wat uit „baie arm'' huisgesinne (d.w.s. sulkes wat grotendeels deur liefdadigheid in die stede onderhou word of op plase 'n uiters armoedige bestaan maak) kom. Die uitgewerkte syfers dui aan dat 17.5 percent van alle huisgesinne met skoolgaande kinders as „baie arm'' beskryf word. As ons dié syfer as maatstaf neem vir die hele blanke bevolking (rond 1,800,000 in 1931), was op 'n konserwatiewe skatting meer as 300,000 van die blanke bevolking „baie arm.'' Dié gegewens is in 1929 — 1930 versamel, toe die gevolge van die huidige depressie nog nie so sterk gevoel is nie.

Hierby dien egter in aanmerking geneem te word dat hierdie berekening van mense wat baie arm is, nie beperk is tot dié wat armblankes is in die spesifieke betekenis waarin die term in die ondersoek gebruik word nie.

10. 'n Ander berekening kan gemaak word op grond van ons volkstellinge. Volgens die volkstelling van 1926 was daar byna 58,000 blanke manlike persone bo vyftien jaar wat onder die hoofde val van: veewagters, landbou-arbeiders, boswerkers, bywoners, spoorwegarbeiders, algemene arbeiders (onder verskillende hoofde), ongeskoolde industriële arbeiders, transportryers, delwers — dus, sover berekenbaar uit die statistiek, die ekonomies swakste beroepsgroepe. As ons aanneem dat die getalsverhouding (sowat 12%) wat hierdie klasse uitmaak tot die totaal van manlike persone in winsgewende neringe nog ongeveer dieselfde in 1931 was as in 1926, dan moes hulle getal gegroei het tot 'n 63,000. Bereken volgens die verhouding van manlike persone bo vyftien jaar tot die hele blanke bevolking sou hulle 'n bevolkingsgroep van oor die 220,000 siele verteenwoordig.

Dit moet egter bygevoeg word dat 'n kleine deel van die manlike persone in gemelde beroepsgroepe nie ekonomies as armblankes beskou kan word nie en dat andere, hoewel arm, nie armblankes is nie. Daarteenoor staan dat daar ongetwyfeld ander armblankes is wat nie onder hierdie hoofde getel is nie: veral onder die groot groep van oor die 100,000 manlike persone

blyk. Ook is tot mense wat in hoë mate al ver- is en dus ekonomies reeds as armblankes sou moet beskou word nie; want dit is nuttig geag om ook groepe en persone te bestudeer by wie die verarmingsproces wel sigbaar is, hoewel hulle nie die graad van armoede bereik het wat ons hulle as armblankes sou laat klassifiseer nie.

6. Die armblanke moet nie as 'n alleenstaande verskynsel beskou word nie, dog meer as die akute uitwerking van toestande en strominge wat meer algemeen in ons volkslewe aanwesig is.

7. Dit is van praktiese waarde om sommige van die belangrykste types van armblankes op te noem, al mag dit nie altyd klasse wees wat streng van mekaar geskei kan word nie.

Ten eerste is daar die groep wat nog op die een of ander manier 'n landelike lewenswyse het. Dit sluit o.a. in: (a) trekkers, soos die arm trekboere in die Kaapse Noordweste, wat grotendeels nog onder pioniersomstandighede lewe; (b) 'n klas van armes, meestal bywoners, plaasarbeiders en veewagters in veestreke wat aan droogtes onderhewig is, soos in die Karo, en wat soms baie rondtrek; (c) die Bosveld-type in die Transvaal by wie pioniersvoorwaardes nog sterk heers, wat veelal nog uit die jag 'n bestaan maak en wat dikwels ly aan malaria en aan die uitwerkinge van 'n verslappende klimaat; (d) die swakker en armer boswerkers, wat feitlik alleen te vinde is in die streek Knysna — George — Tsitsikamma; (e) klein groepe van armes wat veral langs riviere of in waterryke klowe ontstaan het en wie se lewenswyse sterk beïnvloed word deur groepisolement; (f) eertyds selfstandige boere wat verarm is deur besigheidsonkunde of deur natuurlike en ekonomiese rampe soos oorloë, droogtes, veesiektes, verspoelings, plae, en skielike daling in die prys van hulle produkte.

Ten tweede is onder die armes wat die landelike lewe verlaat het, veral te noem: (a) dié wat na plattelandsdorpe getrek het en mettertyd „dorpsarmes'' word; (b) dié wat na die groter (meer geïndustrialiseerde) stede getrek het en daar as ongeskoolde of swakgeskoolde arbeiders 'n bestaan moet maak; (c) die grootste deel van die mense wat op die alluviale diamantdelwerye 'n uitkomste soek; (d) dié aan wie werk verskaf is op nedersettings en onderstandswerke of as ongeskoolde spoorwegarbeiders.

8. Dikwels word om 'n „statistiek'' van armblankes geroep. Om verskeie redes is 'n preciese telling onuitvoerbaar. Waar 'n telling berus op 'n persoonlike oordeel van baie persone oor

wat 'n „fatsoenlike lewensstandaard vir witmense'' is, maak die tradisionele maatstaf in verskillende dele van die land so 'n telling maklik onvertroubaar. Nogtans was dit moontlik om gegewens te versamel wat ongeveer die omvang van die probleem aangee.

9. Die gegewens wat verkry is op vraelyste wat aan byna die helfte van al die skole in die Unie uitgestuur is, en wat betrekking het op 72,844 huisgesinne van skoolgaande kinders, is taamlik onrusbarend. Op grond van versigtige voorskrifte moes die hoofonderwysers die kinders vermeld wat uit „baie arm'' huisgesinne (d.w.s. sulkes wat grotendeels deur liefdadigheid in die stede onderhou word of op plase 'n uiters armoedige bestaan maak) kom. Die uitgewerkte syfers dui aan dat 17.5 percent van alle huisgesinne met skoolgaande kinders as „baie arm'' beskryf word. As ons dié syfer as maatstaf neem vir die hele blanke bevolking (rond 1,800,000 in 1931), was op 'n konserwatiewe skatting meer as 300,000 van die blanke bevolking „baie arm.'' Dié gegewens is in 1929 — 1930 versamel, toe die gevolge van die huidige depressie nog nie so sterk gevoel is nie.

Hierby dien egter in aanmerking geneem te word dat hierdie berekening van mense wat baie arm is, nie beperk is tot dié wat armblankes is in die spesifieke betekenis waarin die term in die ondersoek gebruik word nie.

10. 'n Ander berekening kan gemaak word op grond van ons volkstellinge. Volgens die volkstelling van 1926 was daar byna 58,000 blanke manlike persone bo vyftien jaar wat onder die hoofde val van: veewagters, landbou-arbeiders, boswerkers, bywoners, spoorwegarbeiders, algemene arbeiders (onder verskillende hoofde), ongeskoolde industriële arbeiders, transportryers, delwers — dus, sover berekenbaar uit die statistiek, die ekonomies swakste beroepsgroepe. As ons aanneem dat die getalsverhouding (sowat 12%) wat hierdie klasse uitmaak tot die totaal van manlike persone in winsgewende neringe nog ongeveer dieselfde in 1931 was as in 1926, dan moes hulle getal gegroei het tot 'n 63,000. Bereken volgens die verhouding van manlike persone bo vyftien jaar tot die hele blanke bevolking sou hulle 'n bevolkingsgroep van oor die 220,000 siele verteenwoordig.

Dit moet egter bygevoeg word dat 'n kleine deel van die manlike persone in gemelde beroepsgroepe nie ekonomies as armblankes beskou kan word nie en dat andere, hoewel arm, nie armblankes is nie. Daarteenoor staan dat daar ongetwyfeld ander armblankes is wat nie onder hierdie hoofde getel is nie; veral onder die groot groep van oor die 100,000 manlike persone

wat in die volkstelling van 1926 in die beroepstatistiek as „boere'' saamgevat word.

**Die oorsaak veral een van onvoldoende aanpassing.**

11. Veral onder die oud gevestigde blanke bevolking kom die besproke agteruitgang voor. Daar hierdie deel van die bevolking tot naby die einde van die 19de eeu oorwegend uit Afrikaanssprekende boere bestaan het, behoort die armblankes grotendeels daaraan en is dus in hoofsaak van Hollands-Frans-Duitse afstamming. 'n Betreklik klein gedeelte is egter ook van Britse en Ierse bloed; en dieselfde typiese verskynsels van agteruitgang word ook aangetref onder 'n deel van die landelike Engelssprekende bevolking wat al lank in Suid-Afrika gevestig is.

12. Die ekonomiese agteruitgang is veral die gevolg van onvoldoende aanpassing aan moderne ekonomiese voorwaardes by 'n deel van die ouer Suid-Afrikaanse blanke bevolking. Hierdie bevolking was grotendeels vir vele generasies van die Europese ontwikkeling afgesonder gewees en het hoofsaaklik 'n eenvoudige, selfversorgende pionierslewe gelei, met min verskil in lewenswyse tussen ryk en arm.

13. Die ontdekking van diamante en goud, kapitalistiese mynontginning, die instroming van immigrante met moderne besigheidsgees, die vinnige uitbreiding van die spoorweg na die binneland, het sedert 1880 — met versnelde gang vanaf sowat 1890 — aan die land 'n veranderde rigting van ontwikkeling gegee. Die ouer blanke bevolking is voor onbekende nuwe voorwaardes gestel; waarin veral 'n Engelssprekende bevolking die leiding gegee het.

**Onderwys in die verlede onvoldoende in hoeveelheid en onbevredigend van aard.**

14. Sowel in hoeveelheid as in aard was die onderwys onvoldoende om die proces van aanpassing te bewerkstellig en om dus die agteruitgang te verhinder. In die vroeë dae was die onderwys grotendeels godsdienstig, en dit was verder beperk tot die eenvoudige behoeftes van die ou selfversorgende ekonomiese stelsel. Dit het so gebly tot lank ná die moderne kommerciële stelsel in swang gekom het, en het dus nie genoegsaam tred gehou met die behoeftes van die tyd nie.

15. Buitendien is 'n politiek van verengelsing in die vroeër onderwys aan die Kaap gevolg. Dit het groot afbreuk gedoen aan die opvoedende waarde van die pogings wat die staat aangewend het om staatsonderwys op die platteland te bevorder. Onderwys is om dié rede veelal deur die landelike bevolking

beskou as iets uitheems, as sonder verband met hulle daelikse lewe en om hierdie sowel as ander redes het hulle dit as van ondergeskikte belang beskou.

16. 'n Gebrekkige kennis van Engels, wat hoofsaaklik die taal van die stede, die handel en die nywerheid was, het baie daartoe bygedra om 'n aansienlike deel van die plattelandse bevolking uit die meer stedelike verdienstes te hou. Dit is tot op sekere hoogte vandag nog die geval.

17. Tot die einde van die neëntiende eeu was die onderwys geleenthede vir die armer deel van die plattelandse bevolking selfs in die Kaap besonder gebrekkig, hoewel staatsondersteunde onderwys hier die vroegste ontwikkel het. Die klein minderheid van sulke arm kinders wat wel staatskole bygewoon het, moes gedurende die laaste sestig jaar van daardie eeu grotendeels saam met gekleurdes gebruik maak van die sogenaamde sendingskole. Die armeskole vir blankes, wat teen die einde van die eeu gestig is, was van 'n minderwaardige gehalte. In die nuwer noordelike dele was die onderwys nog meer onvoldoende.

18. Hoewel Afrikaanse ambagsmanne selfs in vroeë tye op die platteland aangetref is en die meeste boere onder die ou selfversorgende ekonomiese stelsel hulle eie ambagswerk verrig het, vind ons tog dat industriële onderwys en systematiese vakonderrig veelal beskou is as verbonde met armoede en minderwaardigheid. Al in 1854 is in die Kaapkolonie industriële skole deur die staat vir kleurlinge en naturelle gestig. Eers veertig jaar daarna het die Kerk en onderwysliggame besef dat 'n aansienlike deel van die blankes ekonomies agteruitgaan omdat hulle van die industriële terrein feitlik uitgesluit is. Pogings is toe gemaak om industriële onderwys in te voer as 'n middel om die armblanke-probleem op te los. Ook later, deur die toepassing van die Kinderbeskermingswet, is hierdie meer praktiese vorms van onderwys met swaksinnigheid en misdadigheid sowel as met behoeftigheid in verband gebring.

19. Hierdie opvattings het nadelige gevolge gehad op die beoefening en ontwikkeling van geskoolde nywerhede onder die Afrikaanssprekende bevolking, wat alleen 'n boeretradisie en nie, soos die later inkomelinge in die land, 'n nywerheidstradisie gehad het nie.

**Psychologiese trekke wat die aanpassing bemoeilik.**

20. Onder die invloed van die lewensomstandighede van die landelike bevolking en van 'n eenvoudige ekonomiese tradisie het 'n type van mentaliteit ontwikkel, d.w.s sekere psychologiese trekke by die mense, wat dit vir 'n deel van die landelike bevolking moeilik gemaak het (om dié rede alreeds) om hulle aan

eise wat later ontstaan het, aan te pas, of in genoegsame mate aan te pas. Aan die invloed van daardie voorwaardes was die ouer deel van die bevolking veel sterker en veel langer blootgestel as mense wat later ingekom het. Veral by die ouer deel kom derhalwe gebrekkige aanpassing en gevolglike verarming voor.

21. 'n Sekere trekgees, wat een van die oorsake van verarming is, kan in sy typiese vorm nie as pathologies (nl. as 'n siekte-toestand) beskou word nie. Dit was die gevolg van 'n reeks van omstandighede, en in sy oorspronklike vorm is dit aan die verdwyn, alhoewel dit in 'n nuwe vorm verskyn onder 'n deel van die verarmdes wat as ongeskoolde werkers van die plaaslewe losraak.

22. Dikwels word egter waargeneem dat mense vaskleef aan die plaaslewe, sodat daar 'n opeenhoping van bewoners is op gronde wat te klein is om almaal te dra. Dit is 'n duidelike symptoom van 'n type van mentaliteit wat maklik ontwikkel onder 'n bepaalde geografiese en gevolglik maatskaplike isolement; naamlik 'n mentaliteit wat gekenmerk word deur beperktheid van gesigskring, deur gebrek aan ondernemingsgees, en deur vrees vir die wêreld daarbuite.

23. Hierdie betreklike opeenhoping van 'n armer boerebevolking word veral aangetref in streke waar met 'n redelike mate van sekerheid ten minste nog 'n nodige minimum van voedsel gewen kan word, ofskoon beter boerdery veelal beter opbrengste sou kan oplewer. In die droër streke met extensiewe boerdery was dieselfde verskynsel op den duur nie moontlik nie.

24. Isolement het 'n beslissende uitwerking op die mentaliteit van die landelike bevolking gehad, en het dit nou nog, veral deur gebrekkige aanpassing aan hedendaagse eise te veroorsaak. Dit verklaar dikwels ook 'n swakke besigheidsbestuur van die boerdery, o.a. wat betref die behoorlike gebruik van krediet en in die beoefening van koöperasie onder boere. Baie algemeen word geld opgeneem veral vir grondkoop en om bestaande skulde af te betaal. Vernaamlik in tye van goeie produktepryse is grondpryse hierdeur dikwels te hoog opgedruk.

25. Een van die oorsake van verarming moet beslis gesoek word in gebrek aan arbeidsame gewoontes. Ook dié gebrek is grotendeels die gevolg van lewensomstandighede wat vroeër meer algemeen was, dog tans vinnig aan die verdwyn is. Dit was meestal moontlik om sonder gereelde en harde arbeid in die boerdery 'n bestaan te maak. Jag kon tot in die nuwere tyd baiekeer vleis verskaf. By oorwegende veeboerdery was daar inderdaad dikwels geen geleentheid vir ruimer arbeidsgebruik dwarsdeur die jaar nie. Groot afstande maak markgeleenthede

swak, waardeur veral die prikkel tot groter inspanning verwyder is. Hierby het meegewerk dat mense gewoon geword het om met baie min tevrede te wees, deels as 'n erfenis van die pionierstyd en deels as gevolg van groeiende armoede.

26. Deurdat inboorlinge steeds meer hulle dienste baie goedkoop aan boere aangebied het, was dit algemeen vir die boere nie nodig om self harde werk te verrig nie. Veral in sekere dele van die land het dit tot 'n mate by die blankes 'n maatskaplike vooroordeel teen bepaalde vorme van werk laat ontstaan, as vernederend vir 'n witmens.

27. Alhoewel dié vooroordeel teen „kafferwerk'' of „hotnotswerk'' nog voorkom, vind ons beslis nie onder die armer bevolking van landelike herkoms, as algemene verskynsel, 'n vooroordeel teen handewerk as sulks of teen die loonverhouding self nie.

28. In dele van die land met wisselvallige klimaat (veral wat betref die reënval) het dit maklik gebeur dat die bevolking te groot geword het om by onveranderde boerdery 'n behoorlike bestaan te kan maak. Sulke wisselvalligheid het ook by 'n deel van die boerebevolking 'n fatalistiese houding laat ontwikkel wat belemmerend werk op verbetering van die boerdery.

29. Roofbou (veral in die vorm van oorbeweiding en veldvertrapping) was dikwels die oorsaak van verarming; daarnaas ook verouderde methodes van boer, wat nog steeds beoefen word, hoewel hulle nie meer voldoen aan die eise van die hedendaagse lewe nie en onvermydelik op den duur tot agteruitgang moet lei. Sociale isolement is een van die gunstigste voorwaardes vir die voortbestaan van 'n tradisie, en dit was 'n vername rede van agterlikheid in die boerdery. Tog dra ook die wyse waarop hulp aan boere verleen is, en verleen word, veelal daartoe by om die beoefening van verouderde methodes aan die lewe te hou, deurdat hulle tydelik nog lonend gemaak word deur staatsmaatreëls.

30. Die patriarchale familiestelsel wat in landelike streke vroeër baie algemeen was, het daartoe bygedra om onder die afstammelinge tradisionele manier van boer te bestendig, maar was dikwels ook 'n oorsaak van onkunde in besigheidsake, van gebrek aan selfstandigheid en ondernemingsgees, sowel as van oorbevolking van plase.

**Belang van vermindering van isolement en van verbeterde onderwys om die agteruitgang te keer. Plaaslike komitees.**

31. *Dit is 'n radikale fout as die staat die klasse wat besig is om te verarm as gevolg van die vashou aan verouderde en ondoelmatige methodes van boer, wil probeer red deur eenvoudig telkens weer aan hulle financiële hulp te gee as die nood*

*drukkend word. 'n Beter middel kan nouliks uitgedink word om die verouderde tradisies te bestendig en dus 'n herhaling van die hulpbehoewendheid te verseker. Die kommissie bestry nie die praktiese noodsaaklikheid dat hulp van staatsweë gegee word in tye wanneer 'n aansienlike deel van die boerebevolking met ekonomiese ondergang bedreig word nie, maar dit is 'n noodlottige kortsigtigheid as stappe gedoen word alleen om in die oombliklike nood te help sonder dat die hulp vergesel word deur maatreëls wat op 'n later toekoms gerig is.*

32. Al hierdie maatreëls behoort gegrond te wees op die beginsel dat sociale isolement verminder moet word, om op dié wyse die mag van tradisie te kan teenwerk. *Deels kan hierdie vermindering van sociale isolement en die kennismaking met verbeterde methodes van boer al tot stand kom deur verbeterde skoolopvoeding, met ander woorde deur die vermoë om makliker te lees en die gewoonte om meer te lees. Maar dit sou verkeerd wees om hiermee tevrede te wees, omdat dan nie genoeg rekening gehou word met die moontlikhede van die opvoeding van volwassenes nie. Daar is nodig sowel 'n extensivering as 'n intensivering van 'n gedragslyn wat deur die Departement van Landbou sedert 'n reeks van jare gevolg word, naamlik van die landbou-voorligtingsdiens waardeur raad en praktiese voorbeeld aan boere gegee word. 'n Belangryke deel van die uitgebreide en intensiewe stelsel wat hier bepleit word, behoort waar nodig te bestaan uit voorligting aan boere hoe om berekenings uit te voer om die besigheidskant van hulle boerdery beter te kan behartig.*

Dit sou 'n waan wees om te verwag, selfs waar maatreëls van die voorgestelde aard geneem word, dat revolusionaire veranderings in ondoelmatige en verouderde methodes van boer orals in korte tyd sal plaasvind. Maar die remmende invloed van sterk tradisies vorm des te meer 'n rede om hier 'n vèrsiende beleid met alle krag uit te voer.

33. *'n Belangryke doel van die opvoeding behoort te wees om mense te leer om hulle eie omgewing beter te beheers. Vakonderrig en praktiese onderwys behoort 'n beter en vaster verband te hê met die gewone skool aan die een en met die produktiewe bedrywe aan die ander kant.*

34. *Die huidige stelsel van verdeelde onderwysbeheer, waardeur die gewone primaire en sekundaire skoolopvoeding onder die vier Provinciale Departemente van Onderwys staan en die meer praktiese opleiding of beroepsopleiding onder die Departement van Onderwys van die Unie, het 'n onheilsame uitwerking op die hele opvoeding en veral op dié van die armer jeug van ons volk.* Hierdie kinders gaan meestal voor of met Standaard VI uit die skool. Die feit dat daar 'n totale afwesig-

heid is van systematiese beroepsleiding, waardeur die kloof tussen die gewone skool en die beroeps- of ambagskool of die nywerheid oorbrug sou kan word, lei tot 'n ontsaglike verspilling van mensekragte. (Sien ook § 37).

35. *Met die oog op die gesindheid van die toekomstige burgers van die land teenoor die vroeër voorgestelde (§ 32) uitbreiding van die landbou-voorligtingsdiens behoort daar 'n nouer aansluiting te wees van laasgenoemde met die gewone plaas- en dorpskole.*

36. *Die opvoeding en opvoedingsinrigtings moet ook dien om te kompenseer vir gebreke van die omgewing.*

*Om die gevolge van sociale isolement te kan teëwerk is dit nodig dat die plattelandse skole en veral die plaasskool veel ruimer voorsien word van geskikte leesstof en dat leeslus aangekweek word wat ook in die later lewe as opvoedingsmiddel sal bly voortbestaan. Waar moontlik behoort die centralisasie van klein plaasskooltjies teweeggebring te word, en die landelike skool behoort voorsien te word van 'n beter gehalte van onderwyser as wat somtyds tans die geval is.*

*Veel sou kan gedoen word om tekortkominge van die landelike lewe te vergoed deur die werksaamhede van die landelike skool so in te rig dat dit kan dien as 'n maatskaplike center waardeur die natuurlike drang na sociale omgang en vermaak kan bevredig word. Daar sou ook van die opvoedkundige moontlikhede van die draadloos en dergelyke sowel vir volwassenes as kinders meer gebruik gemaak kan word.* Deur sulke en ander middels waardeur die landelike lewe gelukkiger en ryker aan kultuur gemaak word, sal daar waarskynlik 'n groter deel van die wakkerder en bekwamer elemente vir die landelike lewe behou word as in die verlede die geval was.

37. *Op die platteland is daar gebrek aan* (a) *beroepsleiding vir jeugdiges,* (b) *raadgewing in sake werkverkryging,* (c) *somtyds van doeltreffendheid en koördinasie van liefdadigheidswerk en* (d) *aan sorgvuldige lokale studies van sociale toestande en verskillende soorte en grade van behoeftigheid.*

*Dit word aanbeveel dat plaaslike komitees van geskikte persone gestig word wat hulle in hierdie sake sal beywer. By die stigting van sulke komitees sal die organisasie van die Kerk waardevolle dienste kan lewer. Die komitees behoort staatsteun te ontvang en behoort in die nouste samewerking met die staat hulle werksaamhede uit te voer. Van groot belang is dat hulle tot hulle beskikking sal hê gesalariseerde en geskoolde sociale werkers en dat hulle in die posisie gestel word om gebruik te maak van die dienste van onderwysers en skoolinspekteurs wat bevoeg is en kan meewerk aan die verskaffing van beroepsleiding.*

*Tot die belangrykste preventief-middels behoort die skepping van geleenthede waardeur die jeug van arm landelike families in staat gestel word om ander bestaansmoontlikhede te vind as op die plaas en sy onmiddellike omgewing.*

**Invloed van liggaamlike toestand en klimaat.**

38. Die gegewens wat in sake die kinders, woonplekke en omgewing van armblanke-families versamel is, toon 'n hoë geboorte- maar ook 'n hoë sterftesyfer onder die kinders aan. Baie van die wonings is gebrekkig, soms baie gebrekkig, wat betref bou, lig en lug. Hulle is dikwels oorbevolk, en dit verhoog die vatbaarheid van die bewoners vir siekte. Maar die hoë sterftesyfer onder die kinders moet grotendeels toegeskryf word aan 'n onsanitaire omgewing en gewoontes wat dikwels lei tot fekale besoedeling van die water en voedsel. Hierdeur word siekte en sterfgevalle veral onder kinders en suigelinge veroorsaak.

39. 'n Ondersoek is uitgevoer oor die liggaamlike voedingstoestand van skoolkinders in die Transvaal, o.a. van kinders wat nie alleen behoeftig was nie maar ook aan malaria gely het. Die ondersoek skyn aan te toon dat armoede en slegte voeding oor die algemeen 'n ernstiger nadelige invloed op hulle liggaamlike voedingstoestand uitoefen as malaria of ander siektes.

Hiermee stem die resultate wat deur die toepassing van skoolwerk- en verstandstoetse verkry is, in beginsel ooreen, daar die armblanke-kinders wat aan malaria ly, nie swakker (of nie veel swakker) presteer as armblanke-kinders in die meeste ander dele van die land nie.

Hierdie ondersoeke is egter uitgevoer gedurende die wintermaande, en dit is te verwagte dat die uitwerking van malaria meer opvallend sal wees gedurende die somermaande wanneer nuwe infeksie en akute aanvalle voorkom.

40. In die dele waar malaria voorkom, gaan dit egter dikwels by armblankes met gebrekkige voeding gepaard, en tesame het dit 'n nadelige invloed op die gesondheid. Hoewel malaria as sulks, of in die vorm van swartwaterkoors, nie dikwels 'n dodelike afloop het nie, is dit *nodig dat kragtige en doeltreffende stappe gedoen word om raad en voorligting aan volwassenes te verskaf, en dat kinders in die besonder opgevoed word om siekte te voorkom en te bestry.*

41. Die ondersoek het egter tot die gevolgtrekking gelei dat nog epidemiese siektes, ondervoeding of verkeerde voeding, nog die klimaat 'n belangryke deel uitmaak van die groot primaire-

# UNIE VAN SUID-AFRIKA.

Streke besoek en ondersoek deur die Kommissie.

Die digheid van die strepe dui aan die relatiewe mate van aandag wat aan die betrokke streke gegee is.




*Skaal.*

RHODESIA
BECHUANALAND
ZOUTPANSBERG
PIETERSBURG
WATERBERG
PELGRIMSRUS
PILGRIMS REST
RUSTENBURG
MARICO
PRETORIA
MIDDELBURG
BARBERTON
CAROLINA
MAFEKING
LICHTENBURG
KLERKSDORP
POTCHEFSTROOM
HEIDELBERG
BETHAL
ERMELO
SWAZILAND
STANDERTON
VRYBURG
WOLMARANSSTAD
BLOEMHOF
VREDEFORT
KROONSTAD
HEILBRON
FRANKFORT
VREDE
UTRECHT
NGOTSHE
INGWAVUMA
UBOMBO
KURUMAN
TAUNG
HOOPSTAD
LINDLEY
REITZ
NEWCASTLE
VRYHEID
GORDONIA
BARKLY WES
BARKLY WEST
HARRISMITH
BETHLEHEM
SENEKAL
WINBURG
BRANDFORT
BOSHOF
KIMBERLEY
HERBERT
MAY
KENHARDT
JACOBSDAL
FAURESMITH
BLOEMFONTEIN
PRIESKA
HOPETOWN
NAMAQUALAND
BASUTOLAND
ESTCOURT
UMVOTI
ESHOWE
POLELA
MATATIELE
PHILIPSTOWN
COLESBERG
ALBERT
CARNARVON
WILLISTON
CALVINIA
VAN RHYNSDORP
VICTORIA WEST
RICHMOND
MIDDELBURG
FRASERBURG
CRADOCK
QUEENSTOWN
TARKA
GRAAFF REINET
MURRAYSBURG
BEAUFORT WES
BEAUFORT WEST
SUTHERLAND
ABERDEEN
CLANWILLIAM
PIQUETBERG
CERES
LAINGSBURG
PRINS ALBERT
PRINCE ALBERT
WILLOWMORE
JANSENVILLE
ALBANIE
ALBANY
OOS LONDEN
EAST LONDON
MALMESBURY
LADISMITH
OUDTSHOORN
UNIONDALE
STEYTLERVILLE
UITENHAGE
HUMANSDORP
KNYSNA
MOSSELBAAI
RIVERSDALE
SWELLENDAM
CALEDON
BREDASDORP
KAAPSTAD
CAPE TOWN

oorsake van verarming onder die blanke bevolking van Suid-Afrika.

Maar toestande van armoede en onkunde lei tot gebrek aan voedsel en tot verkeerde voeding. Dit verswak die armblanke se vermoë om aan siekte weerstand te bied, verminder sy liggaamlike werkkrag en verskerp só die probleem.

42. Die voedsel van die arm plattelandse bevolking sowel in die Kaap as in die Transvaal vertoon in meer as een opsig belangryke gebreke: —

(a) In 'n kleine percentasie van gevalle is daar werklik gebrek aan die nodige hoeveelheid.

(b) Meer algemeen is dit eentonig, en daar bestaan gebrek aan afwisseling en verskeidenheid, veral van groente. Sekere belangryke bestanddele is dikwels nie genoegsaam aanwesig nie (nl. proteïne en vette, sekere Vitamines, veral Vitamine C).

(c) Dit bevat 'n te grote proporsie van setmeel (meelagtige kos, aardappels, patats, ens.).

43. Die hoofoorsake van hierdie gebreke in die voeding moet ons soek in : —

(a) Onkunde insake die keuse en toebereiding van behoorlike voedsel.

(b) Armoede en 'n ongunstige natuurlike omgewing. So, by voorbeeld, veroorsaak droogtes en ander plae in die Karo dikwels 'n merkbare tekort aan voedsel. Selfs onder normale omstandighede het die lae reënval van die Karo tot gevolg dat dit veelal moeilik is om plantaardige voedsel te kweek.

44. Hoofresultaat van 'n ondersoek van arm kinders in die Karo langs en die suidwestelike kus van die Kaapprovinsie toon aan dat die betergevoede kinders die swak gevoede kinders oortref in lengte, gewig en omvang van bors.

**Die moeder en die dogter in die arm huisgesin.**

45. *Daar die gebrek aan behoorlike voeding van die arm huisgesin nie uitsluitlik aan behoeftigheid toegeskryf kan word nie maar deels ook aan onkunde te wyte is, is dit baie wenslik dat moeders en dogters eenvoudige onderrig ontvang insake die keuse en toebereiding van verskillende soorte van voedsel, en dat ouers aangemoedig word om, waar moontlik, groente en vrugte op die erf te kweek. Hierdie onderrig behoort nie slegs raadgewend te wees nie maar moet so ingerig word dat dit gewoontevormend is.*

46. *By die welsyn en vooruitgang van arm huisgesinne speel die vrou 'n rol wat nie te hoog geskat kan word nie. Ons sociale maatreëls behoort dus veel meer betrekking op die vrou*

B

*te hê, om deur haar die hele familie gunstig te beïnvloed. Die moeders van die arm huisgesin behoort in 'n stelsel van volwasse opvoeding veel aandag te ontvang. Hulle dien onderrig te word nie alleen in sake soos gesondheid en siekeverpleging en sorg vir die suigeling nie, maar ook in spaarsame huishouding en in die huislike opvoeding van die kinders.*

47. *Behalwe die gewone organisasies van skool en kerk word spesiaal aanbeveel:—*

(a) *Om 'n verplegingsdiens op die platteland in die lewe te roep, plaaslik en centraal ondersteun, wat mediese en opvoedkundige dienste sal verrig;*

(b) *om die geleentheid waar te neem wat aangebied word deur die versameling van meisies uit arm gesinne in inrigtings, om vir hulle spesiale opleiding te verskaf in die pligte en funksies van die gesinsmoeder. Dit geld die kerkkoshuise van die Kaapprovinsie en die groot aantal ander inrigtings wat so 'n opleiding sou kan gee maar nou nie gee nie.*

48. Toestande van isolement en die gebrek aan aansporende invloede het meegewerk om die armblanke familie agterlik te hou wat betref behuising en huishouding, en het die ontwikkeling van 'n maatskaplike bewussyn en 'n saamhorigheidsgevoel met ander huisgesinne voorkom of belemmer.

49. 'n Verwarde lewensbegrip is baie dikwels kenmerkend in groter of kleiner mate van arm gesinne. Dit het aanpassing by veranderde toestande bemoeilik. Die oorsprong van hierdie verwarde lewensbegrip is grotendeels by die moeder te vind. Sy moet vir 'n groot deel die huislike en maatskaplike opvoeding gee; die kind kry dit aanvanklik nie elders nie.

50. Die druk op gesinsmoeders van 'n onbestendige treklewe en 'n afgesonderde pionierslewe was in die verlede so swaar dat hulle die gewone pligte en funksies van die moeder nie behoorlik kon uitvoer nie, en dat hulle in agtereenvolgende geslagte al hoe minder bekwaam geword het om aan hulle kinders 'n normale huislike en maatskaplike opvoeding te gee. Hierdie toestande is nog te vinde onder blankes, arm en nie-arm, in dunbevolkte streke en vorm 'n belangryke ontstaanspunt van agteruitgang.

51. Huisdiens bied vir die arm meisie die voordeel van opleiding vir die huismoederskap; dit pas by die aard van meeste meisies. Daar is egter 'n uitgebreide teensin daarin, maar ook bewyse dat met goeie reëling van arbeidsvoorwaardes hierdie teensin verdwyn.

*Dit sal lonend wees, terwille van die gesonde arbeidsveld wat huisdiens vir die blanke meisies aanbied, om te werk in die*

*rigting van 'n beter reëling van die diensvoorwaardes as wat nou in die meerderheid van gevalle bestaan.* (Sien ook § 84).

**Sociale en ethiese trekke by die armblanke.**

52. Dit sou beslis verkeerd wees om te meen dat alle armblankes armlastig is of in 'n toestand van volslae hopeloosheid verkeer.

Daar is 'n aansienlike deel van die armblankes wat bekwaam en gewillig is om deur harde reëlmatige werk vir hulle eie bestaan en vir dié van hulle families te sorg. Hulle maak goeie gebruik van die geleentheid as permanente en redelik goed betaalde werk aan hulle verskaf word, soos o.a. getoon is aan die spoorweë, in die stede en op nedersettings. Ekonomiese druk help ook om nuwe arbeidsame gewoontes te laat ontwikkel, soos by voorbeeld blyk uit die verswakking en baiemaal selfs verdwyning van die vooroordeel teen „kafferwerk.'' Ook op baie ander maniere is hulle besig om hulle aan moderne voorwaardes aan te pas. So is daar ook 'n type wat tot die armblanke-klas behoor het, maar wat deur vlyt, nougesetheid en oorleg gedurig besig is om sy posisie te verbeter.

53. 'n Gedeelte van die armblankes word gekenmerk deur een of meer van sulke eienskappe soos sorgeloosheid en onverantwoordelikheid, gebrek aan waarheidsin en getroue nakoming van pligte, 'n bewussyn van minderwaardigheid en 'n gebrek aan selfrespek, onkundigheid en liggelowigheid, gebrek aan arbeidsaamheid en ambisie, en deur onbestendigheid van lewenswyse.

Sommige toon 'n swak sociale erflikheid (veral van huislike opvoeding en discipline), is verstandelik swak of liggaamlik gebrekkig, of het 'n karakterswakheid, soos 'n neiging tot drankmisbruik of tot misdadigheid.

54. Drankmisbruik is egter nie typerend van die armblanke nie, hoewel dit die neiging hét om soms toe te neem veral in die stede en op die delwerye. Dit het blykbaar vroeër meer op die platteland voorgekom en het toe, sover as die kommissie kon vasstel, wel bygedra tot verarming en agteruitgang op die platteland.

55. 'n Neiging tot misdaad is oor die algemeen ook nie typerend van die armblanke nie. Die vernaamste uitsonderinge bestaan uit die deelneming aan die onwettige verkryging van en handel in diamante, die onwettige drankverkoop aan naturelle en die onwettige jag op wild. Hierdie gevalle staan in die nouste verband met sy armoede en met die afwesigheid van 'n ou gevestigde volksethos wat teen hierdie handelinge gekant is.

Jeugmisdaad onder armblankes is grotendeels tot die stede beperk en kom veral voor in die vorm van diewery.

56. Die armoede self het 'n demoraliserende uitwerking. Dit veroorsaak veelal 'n verlies van selfrespek en laat 'n bewussyn van minderwaardigheid ontwikkel. Die armoede het ook maklik 'n ongunstige invloed op die eerlikheid, die vertroubaarheid en die sedelikheid.

Langdurige armoede word menigmaal as iets onvermydeliks opgevat en met dooie berusting gedra. Hiertoe dra ook by die minderwaardigheidsbewussyn wat veelal by die arme aanwesig is.

57. 'n Groot gedeelte van die wonings van armblankes wat besoek is, toon duidelik die lae lewensstandaard waarop baie van hulle lewe. Ongeveer eenderde van die wonings was ongeskik vir 'n beskaafde lewe, daar hulle klein, vuil, bouvallig en sonder behoorlike meubilering en versiering was; ongeveer eenderde was redelik skoon en ordelik, maar tog heeltemaal te klein vir 'n fatsoenlike gesinslewe. Sowat eenderde het bestaan uit eenvoudige woninge wat tog ordentlik en doelmatig genoeg was vir 'n beskaafde lewe.

Op die delwerye was die behuisingstoestande die onbevredigendste. Die kleine verskil tussen platteland en stede was ten gunste van laasgenoemde.

58. Die swak behuising het in baie opsigte 'n nadelige invloed op die ordelikheid, die kiesheid en sedelikheid van die gesinslewe; dit lei maklik tot uithuisigheid, veral in die stede en op die delwerye, en word dan in besondere mate 'n gevaar vir die dogters.

59. Vroeë huwelike vind dikwels onder armblankes plaas. Hierby speel lae eise wat betref lewensstandaard, o.a. insake behuising, 'n belangryke rol, sowel as sorgeloosheid omtrent die vermoë om in die behoeftes van die toekomstige (meestal talryke) kroos te voorsien. Die ouderlike onverantwoordelikheid word verhoog deur die verwagting dat staat en kerk hulp sal verleen. 'n Ander oorsaak van vroeë huwelike is dat die seun of dogter so spoedig moontlik die oorbevolkte ouerlike woninkie verlaat vir 'n woning van hulle eie.

Daar is geen bewys dat verlating of egskeiding in groter mate by die armes plaasvind as by beter gesteldes nie. Die verbreking van die huweliksbande onder laasgenoemdes dien as voorbeeld wat die neiging daartoe by die armes versterk.

60. Met enige recente en loflike uitsonderings word min in die stede gedoen om te sorg vir beter behuising van die armes, en op die platteland so te sê niks.

*Vermeerderde staatsondersteuning en staatstoesig op die*

*behuisingstoestande van armes in die stede en veral op die platteland is dringend nodig. Indien dit op die platteland geskied, sal dit 'n belangryke middel wees om die stadswaartse trek teen te werk en die mense op die land te hou.*

**Die armblanke en die gekleurde, veral die naturel.**

61. Die woord „armblanke'' kon wel alleen in algemene gebruik gekom het in 'n land waarin 'n blanke met 'n laer staande nie-blanke bevolking saamwoon. Dit dui vanself al aan dat tradisioneel die blanke bewoners 'n hoër lewensstandaard het. Die maatstaf vir 'n „blanke lewensstandaard'' hang dus af van heersende opvattings in 'n land. 'n Styging in die gemiddelde welvaartspeil van die blanke ras (veral as dit gepaard gaan met 'n beter lewe ook onder 'n gedeelte van die gekleurde rasse) kan dus al die toestand van die minder welvarende blankes as relatief ongunstiger laat verskyn.

62. Onder blanke bewind het die naturellebevolking verbasend vermeerder. Hulle eie woongebiede word dikwels al te eng, terwyl hulle buitendien al meer beskaafde behoeftes aangeleer het. Steeds meer naturelle soek na 'n geldverdienste binne die ekonomiese stelsel van die blankes. Daar is egter 'n aansienlike gedeelte van hulle wat nie uit sulke loon alleen 'n huisgesin hoef te onderhou nie. Om dié rede en deur hulle lae lewensstandaard het hulle vir sekere vorme van ongeskoolde werk 'n lae loonpeil bepaal, wat ook weer die loonpeil van die ongeskoolde blanke nadelig beïnvloed.

63. Omdat daar, op die tydstip toe in Suid-Afrika skielik die moderne ekonomiese ontwikkeling begin het, geen voldoende aanbod van blanke arbeiders bestaan het nie, het 'n arbeidsorganisasie ontstaan wat opgebou was op die massa-gebruik van goedkoop naturelle. Dit het baie daartoe bygedra om die oorgang van die armblankes na die nuwe nywerheidstelsel te verhinder.

64. Onbeperkte konkurrensie tussen die ongeskoolde gekleurde en die armblanke op die arbeidsmark met die lae lone wat die blanke as gevolg dan ontvang, skep toestande van armoede wat 'n demoraliserende uitwerking op laasgenoemde het. Maatreëls wat hierdie mededinging wil beperk, behoort ten doel te hê om dié demoralisasie teen te werk.

65. Selfs by armblanke-families wat in 'n oorwegende naturelle-omgewing woon, is gevalle van eintlike verkaffering sekerlik heeltemaal die uitsondering. Langdurige kontak met laer staande inboorlingrasse het egter in sommige opsigte nadelige maatskaplike uitwerkinge op die blanke gehad.

66. Daar bestaan nog by die oorgrote meerderheid van armblankes 'n sterk bewussyn van hulle superioriteit teenoor die gekleurde. Hierdie bewussyn het 'n belangryke rol gespeel om verbastering tussen armblanke en gekleurde, veral die naturel, teen te werk. Hierteen is die tradisie van die blanke ras in Suid-Afrika dan ook in hoofsaak sterk gekant. Rassevermenging met gekleurdes (veral kleurlinge) kom by 'n klein minderheid van armblankes voor, en hierdie minderheid blyk dan ook in ander opsigte van die swakste type te wees.

67. Langdurige ekonomiese gelykheid tussen armblankes en die groot gros van die gekleurdes en nabyheid van hulle woninge aan mekaar, het die neiging om sociale gelykheid tussen hulle te veroorsaak. Dit verswak die tradisie wat rassevermenging teenwerk. Die verswakking van die sociale kleurskeidingslyn is tans ten dele sigbaar aan die gang.

68. Blote werkverskaffing aan die blanke deur die staat, sonder 'n stelsel wat die ontvangers van hulp aanspoor tot groter inspanning en verbetering van hulle bekwaamheid, is nie voldoende nie. 'n Gedragslyn waarvolgens die on- of swakgeskoolde armblanke deur reservasie van werk vir hom op seker gebiede teen die gekleurde beskerm word, verskerp die mededinging van die naturel op ander dele van die arbeidsmark waar die „kleurslagboom" nie toegepas word nie, veral in die landbou. *Maar buitendien behoort 'n gedragslyn van beskerming deur reservasie van werk slegs beskou te word as oorgangsmaatreël, naamlik gedurende 'n periode waarin die armblanke die geleentheid kry om hom aan te pas aan die nuwe omstandighede.* Dit sou noodlottig vir die armblanke wees indien enige beskerming wat aan hom gegee word, van so 'n aard is dat dit uiteindelik sy vermoë verminder om op die arbeidsmark met die gekleurde te konkurreer. *Met die oog op die welsyn van die armblankes sal die periode van beskerming vir hulle 'n leertyd moet wees waarin hulle 'n hoër bekwaamheid as werkers en werksters ontwikkel as wat hulle veelal tans het, en, veral, waarin die kinders opgelei word om goeie en, waar moontlik, geskoolde arbeidskragte te word.*

69. *As die beskerming die vorm aanneem van die reservasie van on- of halfgeskoolde werk vir die blanke, is dit nodig dat òf* (i) *betaling volgens stukwerk geskied, òf* (ii) *dat gesorg word vir genoegsaam onderlinge konkurrensie tussen die blankes self, en dat goeie prestasies vereis word om die verdienstes te behou.*

*As on- of halfgeskoolde blanke en gekleurde arbeiders wel met mekaar konkurreer, moet dit sover moontlik plaasvind op 'n minimum loonskaal wat vir beide ingerig is op die basis van dieselfde redelike „blanke" lone.* Daardeur sal die uitslag van

hulle relatiewe prestasievermoë afhang, en nie van verskille van lewensstandaard nie, wat by voorbaat die posisie van die blanke prakties onhoudbaar maak.

*Die tweede vorm van beskerming is nie alleen 'n middel om die lewensstandaard van die gekleurde te laat styg nie, maar na ons oordeel het dit ook groter kanse om te bly voortbestaan en is dus daarop bereken om op die lange duur ook vir die armblanke die beste resultate af te werp.*

70. Die praktyk skyn aan te toon dat die gemiddelde armblanke selfs by ongeskoolde werk 'n bruikbaarder arbeider is as die gemiddelde naturel, wanneer die blanke onder sympathieke leiding staan en die prikkel (b.v. in die vorm van betaling volgens stukwerk) tot verhoogde arbeidsprestasie het.

**Die trek van die platteland en die aanpassing in die stede.**

71. Die Suid-Afrikaanse boerdery was oorwegend extensiewe veeboerdery op natuurweiding gewees. Sodra die geskikte weiding van 'n streek ten volle geokkupeer was, kon die natuurlike bevolkingsaanwas nie meer geabsorbeer word nie. Vroeg reeds het dus 'n gedurige trek na nuwe onbewoonde vestigingsplekke opgekom. Maar geskikte gronde het skaarser of duurder geword, sodat trek na swakker streke begin het, maar ook 'n verskuiwing na nie-landelike werkkringe. Deels het ondernemende en intelligente manne buite die boerdery 'n nuwe arbeidsveld gevind. Maar die nuwe toestande het veral sedert 1880 verskille in geldrykdom en uiterlike lewenswyse van rykeres en armes teweeggebring. In die groot weidingstreke het die armes in groot mate 'n afhanklike klas sonder eie grond geword. Die toenemende kapitalistiese gees (veral by wolboere), die gebruik van draadomheining (meer besonderlik jakkalsdraad met binnekampe), en daarby die uitbreiding van die spoorwegnet het juis in sulke streke sedert die volkstelling van 1904 'n sterk plaasverskuiwing veroorsaak, daar baie van die armeres sonder eie grond die plase begin verlaat het om in nuwer bedrywighede beter kanse te soek.

72. Die alluviale delwerye, waar duisende van hierdie armes probeer het om hulle ekonomiese posisie te verbeter, het in meer as een opsig tot ongelukkige resultate gelei. Nie alleen het hulle in die reël daar verder verarm nie, maar het die lewe op die delwerye 'n demoraliserende uitwerking op hulle gehad.

73. Die fundamentele motief vir die trek van die landelike armes na die dorpe en stede is die begeerte na 'n verbetering van hulle ekonomiese toestand. *Die ongunstige ekonomiese toestand van die besitlose landelike blanke maak dan ook in 'n hoë mate die kern van die vraagstuk uit. Hieraan moet 'n be-*

*sondere mate van aandag gegee word. As die nasie 'n groter blanke bevolking op plase wil hou, sal middels gesoek moet word waardeur die besitlose jong man die kans sal hê om hom geleidelik, van sport tot sport, op te werk tot 'n selfstandige posisie. Veral die beter soort bywoner en manne wat om 'n deel boer, is gewoonlik in 'n onveilige en onbeskermde posisie. Wetlike reëlings van die verhouding waarin hulle tot die plaaseienaars staan, waarskynlik selfs die bepaling dat die kontrakte skriftelik moet wees, verdien ernstige aandag. Sociale wetgewing ten bate van die blanke landarbeider (wat vir die industrie-arbeider al lankal bestaan) is ook dringend noodsaaklik.*

Dit is 'n vraagstuk van nasionale belang of die landelike bevolking met sommige waardevolle eienskappe te sterk afneem, veral waar hulle in baie distrikte deur naturelle vervang word. In elk geval is die vlug van die platteland 'n ernstige aanduiding van sociale en ekonomiese wantoestande in die Suid-Afrikaanse boerdery en boerelewe.

74. Die sterk vermindering in immigrasie uit Europa sedert sowat 1905 het ook daartoe gelei dat 'n groter deel van die Suid-Afrikaanse blankes nodig geword het in ekonomiese werksaamhede buite die landbou.

75. Werkverskaffing deur die staat (selfs tydelike) het in die laaste jare die stroom van plaasverlating nog aansienlik versterk, veral waar die lone heelwat hoër was as die heersende lone vir besitlose blankes op die plase.

76. *Groot omsigtigheid moet beoefen word in die skepping van tydelike onderstandswerke. Hulle lei maklik daartoe dat armes die plase verlaat en dat hulle ná afloop van die werk nie kan terugkeer tot hulle vorige bestaan nie. Hulle moet dan òf aan hulleself oorgelaat word en word dan veelal uiters behoeftig en selfs armlastig, òf die staat moet die verpligting op hom neem om hulle van permanente werk te voorsien, waardeur die staatslaste steeds vermeerder.*

77. Die toestroming van plaasverlaters na nie-landelike werkkringe, meestal mense wat vir die nuwe neringe nie opgelei was nie, het mettertyd so sterk geword dat baie nie geabsorbeer kon word nie. In hierdie opsig word die armblanke-vraagstuk meer en meer 'n saak van werkeloosheid onder blankes.

78. Nogtans bied die groter stede in baie opsigte beter voorwaardes vir dié klas van arm plaasverlaters. *En daar moet veral getrag word om in die stedelike nywerheidslewe 'n gunstige opname vir hulle te verseker en om die aanpassing aan nuwe lewensvoorwaardes nie op 'n kunsmatige manier te laat bemoeilik nie.*

79. Die aanpassing van die volwasse intrekkers stuit veelal

op die moeilikheid dat hulle ongeskoolde werkers is. Onder die heersende stelsel in Suid-Afrika, waarvolgens 'n ambag alleen geleer kan word deur middel van 'n leerlingskap wat op betreklik jeugdige leeftyd begin, is dit onmoontlik vir 'n groot gedeelte van die volwasse intrekkers om anders as ongeskoolde arbeiders te bly. Op dié wyse staan hulle gedurig in konkurrensie met die gekleurde ongeskoolde arbeider met 'n lae lewensstandaard wat gereed is om teen buitengewoon lae lone te werk.

80. *Die beste methode om die volwasse plattelandse arme tot industriële bruikbaarheid te bring is oor die algemeen deur werk in die bedryf self. Hierdie weg word vir 'n goeie deel deur bestaande vakarbeiders- en leerlingskap-bepalings vir hom gesluit. Dit sal beter wees om die arbeidsorganisasies aan te pas aan die beskikbare arbeidskragte, mits laasgenoemde doeltreffend gemaak kan word, as om konserwatief vas te hou aan 'n stelsel wat onder ander voorwaardes en tradisies ontwikkel het en waardeur baie bruikbare persone in Suid-Afrika geen opname vind nie.*

81. *Die ervaring leer dat die ontwikkeling van 'n aantal nywerhede wat plaasgevind het as gevolg van 'n invoerbeskermingsbeleid aan duisende armes van die platteland industriële werk in die stede en elders verskaf het, en dat een van die kragdadigste middels tot ekonomiese rehabilitasie hierin geleë is.*

82. In die groter dorpe, maar veral in die stede, is 'n proces van aanpassing aan die gang, veral by die jonger geslag van plattelandse intrekkers, daar hulle in die geleentheid kom om geskoolde werkers te word.

83. Ten einde die sukses van deeltydse techniese en voortgesette onderwys van leerjongens te verseker is die hartlikste medewerking en ondersteuning van werkgewers onontbeerlik.

*En waar praktiese onderwys lei tot die voorbereiding „ad hoc" vir 'n ambag of beroep, behoort die aard van die opleiding rekening te hou met die aanvraag vir daardie werk en met die specifieke behoeftes van die nywerheid waarvoor die opleiding bedoel is.*

84. Die dogter se verdienste is vir die arm gesin van groot belang; veral in die stede is die gesin die verdienende eenheid. Daar is dus 'n natuurlike aanbod van vroulike arbeid.

Fabriekwerk, hoewel nog in plekke onder minder gewenste omstandighede, bied 'n steeds verbeterende arbeidsveld aan vir die arm wit meisie, en die vroulike oorskot in die stede staan in direkte verband met die aantrekkingskrag van hierdie soort werkgeleentheid.

In Kaapstadse fabrieke word deur vooraanstaande firmas goeie leiding gegee in die toepas van 'n verstandige en billike

segregasie van blanke en gekleurde vrouearbeid.

Die blanke werkster kies in die meeste gevalle fabriekwerk bo huisdiens omrede van die vaste reëlings en die vrye tyd van eersgenoemdes.

*Stedelike maatskaplike werk sal al hoe meer aandag moet gee aan instellinge vir die groot getalle fabrieks- en ander werksters vir die gesonde bestee van hulle vrye tyd.*

**Die intelligensie van die armblanke.**

85. 'n Uitgebreide verstandsopname het tot die resultaat gelei dat die grootste gedeelte van die armblanke-bevolking wat verstand betref, binne die perke van normaliteit val. *Gemiddeld* staan die armblanke weliswaar laer as die blanke bevolking as 'n geheel; en die percentasie wat as subnormaal moet beskou word, is ongeveer twee keer so groot as in die blanke bevolking as 'n geheel. Maar ongeveer eenderde besit meer as gemiddelde verstandelike begaafdheid, en 'n deel is selfs buitengewoon begaafd. Buitendien ly die ontwikkeling van die intelligensie van die armblanke-kinders duidelik onder ongunstige omstandighede, sodat hulle *potensiële* intelligensie hoër is as wat hulle prestasies op verstandstoetse op die oog aantoon. Die opname wys baie duidelik in die rigting dat die grootste gedeelte van die armblankes 'n mensemateriaal uitmaak wat by behoorlike staatsbeleid en verbetering van lewensomstandighede vir die Unie nie 'n las hoef te wees nie maar 'n bate kan uitmaak.

86. 'n Uitgebreide opname met onderwystoetse het ook tot die resultaat gelei dat die armblanke-kind gemiddeld laer staan as kinders van die blanke bevolking as 'n geheel. Maar ook hier is gevind dat die grootste gedeelte van die armblanke-kinders wat opvoedbaarheid betref, binne die perke van normaliteit val en dat ongeveer eenderde beter presteer as kinders van die blanke-bevolking as 'n geheel, hoewel hulle vordering op skool onder ongunstige omstandighede te ly het. *Oor die algemeen wys die resultate dat die oordeelkundige toepassing van verbeterde onderwysmaatreëls 'n baie lonende uitwerking sal hê.*

87. Gemiddeld staan die armblanke nader aan die blanke bevolking as 'n geheel wat betref die vermoë om werk van 'n meer mechaniese aard te doen as om werk te doen waarvoor meer intelligensie vereis word. Hierdie feit skyn aan te dui dat 'n aansienlike proporsie van die minder intelligente armblankes voordelig kan gebruik word om werk van routine-aard te doen, waarvoor nie veel oorleg vereis word nie en waarin hulle vrywel net so goed sou deug as verstandelik meer begaafdes.

88. Daar is 'n baie duidelike neiging vir arm families om nie alleen kinderryker te wees as beter gestelde families nie,

maar die kinders van eersgenoemde toon ook in 'n hoër mate gebrek aan intelligensie (soos openbaar deur vertraging en swak vordering op skool). Hierdie feit het betrekking op die kwaliteit van ons toekomstige blanke bevolking. Meer as die helfte van ons skoolkinders stam uit arm huisgesinne waar die kind se ontwikkeling nie alleen veelal deur ongunstige omstandighede gestrem word nie, maar waar daar by 'n deel ook kanse bestaan dat die kind se herediteit ook swakker mag wees.

89. Indien hierdie proces nie teëgewerk en gestuit word nie, wys dit op 'n moontlike toestand in die toekoms waar die getalsterkte van die onderste seksie so groot sal wees dat die las op die meer gegoede deel van die bevolking (wat die swakste deel direk of indirek moet onderhou) te swaar mag word om te dra. Die feite wys op 'n moontlike daling in die gemiddelde geestespeil van die blanke bevolking. Hiermee sal die onderwys en die nywerhede moet rekening hou. Die verskynsel word natuurlik in ander lande ook aangetref, maar verdien by ons in besondere mate aandag, daar dit ons relatief kleine blanke bevolking geld, wat die draer van die Europese beskawing in Suid-Afrika is.

**Bestaande leemtes in die onderwysstelsel. Die skoolkoshuise vir behoeftige kinders.**

90. Die vertraging van kinders op skool wat veroorsaak word deurdat dié kinders herhaaldelik in die gewone standaards sak, is nou nog veel groter as waarskynlik tot dusver vermoed is, hoewel dit nie meer so erg as in die verlede is nie. Vir 'n baie aansienlike deel gaan mate van vertraging en mate van armoede met mekaar gepaard.

Sulke vertraging oefen 'n baie nadelige invloed uit op die karakter van die kinders. Hulle word gewend aan mislukking en verloor hulle selfvertroue en selfrespek.

91. *Die nadelige gevolge van vertraging kan grotendeels vermy word deur die instelling van speciale klasse vir kinders wat nie in staat is om tred te hou met die vordering wat verlang word van die gewone leerling nie, deur methodes van onderwys wat meer aangepas is aan die behoeftes van die individu (soos by voorbeeld die Dalton-stelsel), en deur 'n verrykte leerplan vir die gewone skool in te voer.*

*Ten einde sy selfrespek en selfvertroue te behou, hoort elke kind in die geleentheid gestel te word om die vreugde te smaak van persoonlike prestasie.*

92. Die vashoukrag van die skool varieër volgens die ekonomiese toestand van die omgewing. Terwyl 66 percent van die hele land se blanke kinders dit nie verder bring op skool as

standaard VI nie, staan die syfer op 90 persent in die ekonomies swak omgewings, wat veelal selektief sowel as kumulatief skyn te werk. Mense van 'n swakker gehalte kom veelal te lande in swakker dele van die land waar konkurrensie met sterker elemente nie so skerp is nie. Is hulle eenmaal daar, dan het die ongunstige omstandighede 'n kumulatiewe uitwerking op hulle en gaan hulle nog meer agteruit.

Selfs in hierdie geval is die proporsie van 90 persent veel groter as wat dit sou wees as gebrek aan inherente verstandsvermoë die enigste hinderpaal vir vordering op skool was. Dit is duidelik dat die skool nog verreweg nie die mate van opvoeding verleen wat die opvoedbaarheid van kinders ook uit ekonomies swakker omgewings moontlik maak nie.

Die moontlikhede van volwasse-onderwys is ook verreweg nie uitgeput nie. Ook die volwasse armblanke besit veelal 'n mate van opvoedbaarheid wat nie verwaarloos mag word nie.

93. Van die seuns wat 'n heenkome gaan soek in die boerdery, verlaat 58 persent die skool voordat hulle standaard VI gemaak het. Die meerderheid van die vaders van hierdie gedeelte besit self geen grond nie. Buitendien het oor die 95 persent van die seuns wat gaan boer, geen vakopleiding in die boerdery gehad nie. Hierdie toestande het betrekking op die huidige reeds baie verbeterde onderwysstelsel. Tensy laasgenoemde nog aanmerklik verbeter word, sal dit onvermydelik lei tot 'n voortsetting van sulke toestande en waarskynlik selfs tot 'n toenemende gebrekkige aanpassing, daar die boerdery in die toekoms steeds hoër eise sal stel.

94. *Verpligte onderwys tot op 'n ouderdomsgrens van minstens vyftien jaar (afgesien van die skoolstandaard wat die kind bereik) sal daartoe bydra om die vashoukrag van die skool op die klas van kind te verhoog wat kan baat vind by verder skoolonderwys.*

*So'n maatreël moet egter vergesel word van die instelling van 'n groter verskeidenheid van leervakke ná standaard VI, en die geleentheid om onderrig in hulle te ontvang behoort voorsien te word vir elke kind wat binne die ouderdomsgrense van verpligte onderwys val.*

95. Die tradisionele onderwysmethodes kweek by die kind eerder passiwiteit aan as daardie eienskappe van selfwerksaamheid en inisiatief wat nodig is vir aanpassing by veranderde omstandighede. *Aangesien die lewe self gedurig aan die verander is, is dit veral noodsaaklik dat die onderwys nie moet stilstaan nie en dat dit sowel wat inhoud as methodes betref, in nouer verband met die behoeftes van die praktiese lewe (veral op die platteland) gebring sal word. Hierdie behoeftes moet*

*die skool dien; en aan nuwe behoeftes wat ontstaan, moet die skool hom geredelik en vroegtydig kan aanpas.*

*Omdat die toestande en behoeftes van die toekoms in 'n seker mate nie te voorspel is nie, moet die skool veral ook eienskappe van inisiatief en leierskap ontwikkel ten einde sover moontlik aanpassing in die toekoms te verseker.*

96. *Ten einde so'n nuwe oriëntasie op onderwysgebied moontlik te maak sal daar heelwat verandering in die opleiding van onderwysers moet aangebring word. 'n Deeglike kennis van die sociologiese en ekonomiese vraagstukke van die land ontbreek dikwels, sodat die onderwyser nie die lewe vir die kind kan interpreteer nie; en hierdie leemte het daartoe bygedra dat baie kinders nie die mate van beroeps- en ander leiding gekry het nie wat noodsaaklik was weens die beperkings van hulle ekonomies en geestelik gebrekkige omgewings.*

97. As deel van 'n gesonde algemene beleid om klein plaasskooltjies te centraliseer, en trouens ook as die enigste manier om op 'n betreklik ekonomiese manier die kinders van behoeftige ouers wat in die afgeleë streke, en buite die driemyl-radius van 'n skool, woon, 'n skoolopvoeding te verskaf, is die stelsel van koshuise vir behoeftige kinders ongetwyfeld die grootste enkel onderneming om, van die onderwyskant, die armblankevraagstuk aan te pak.

Verder is dit ook die resultaat van 'n effektiewe en lofwaardige samewerking tussen kerk en staat wat op ander gebiede in verband met hierdie vraagstuk dien nagevolg te word.

Die resultate van ons opname deur middel van skooltoetse bewys egter duidelik dat in koshuise waar die toesig van welmenende dog oningeligte en onopvoedkundige aard is, die skoolprestasies van die kinders heelwat swakker is as dié van dorpskoliere wat dieselfde skole as die koshuiskinders bywoon, en van plaasskoolkinders. In albei gevalle word alleen kinders van dieselfde ekonomiese stand vergelyk. Aan die ander kant dui die resultate sowel van die verstands- as van die skooltoetse 'n gunstige uitwerking aan van verblyf in koshuise waar die toesig en algemene opvoeding beter is. *Die gemiddelde resultaat laat ons dus tot die gevolgtrekking kom dat tensy die betrokke autoriteite bereid is om:* (a) *die gehalte van die toesig oor die koshuise te verbeter,* (b) *die opvoeding van die kinders sowel buite as binne die skool meer doelmatig in te rig vir die besondere behoeftes van hierdie soort kinders sodra hulle standaard VI (of 'n laer standaard) maak en die skool moet verlaat, en* (c) *'n skema van beroepsleiding en nasorg in die lewe roep, waardeur die kinders nie somaar ongered̈der deur die staat gelos*

*word nie, hierdie kinders in die algemeen nie beter sal presteer as kinders van dieselfde ekonomiese stand wat op die plaasskole hulle onderrig ontvang het nie.* (Hierdie bevinding geld ook die onderwysvoorsiening vir kinders op die nedersettings).

*Dit is dus gebiedend noodsaaklik dat alleen behoorlik opgeleide en bevoegde persone aan die hoof van sulke inrigtings benoem word. Deur hulle invloed moet trouens die tekortkominge waaraan die vorige huislike opvoeding van die kinders onderhewig was, aangevul word. Alleen deur die aanwending van so 'n ekstra poging, wat natuurlik meer geld sal kos, sal die reeds aansienlike geldelike belegging van die kerk en die staat op hierdie onderneming werklik vrugbaar gemaak word.*

98. Die voedingstoestand van arm kinders, wat opgeneem is in seker goeie koshuise en daar goeie voeding ontvang het, is net so goed en soms selfs beter as die voedingstoestand van kinders van ekonomies beter gestelde ouers waar die kinders by hulle ouers inwoon.

99. *Om daartoe by te dra dat kinders in alle skoolkoshuise vir behoeftiges die regte soorte en hoeveelhede voedsel kry, is dit wenslik tot tyd en wyl geskikte matrones orals aangestel is, dat 'n deskundige van die voedingsleer van tyd tot tyd ondersoek in die koshuise instel en die hoofde of bestuur van die inrigtings van die nodige raad en voorligting dien.*

100. *Dit is uiters noodsaaklik dat skikkings getref word vir die opleiding van sulke matrones en vir 'n salarisskema waaronder hulle geplaas kan word in die inrigtings.*

**Hulpverlening, liefdadigheid en rehabilitasie.**

101. *Daar is ernstige gevare verbonde aan pogings om die ekonomiese rehabilitasie van die armblanke langs die kortste moontlike weg vir hom te probeer bewerkstellig op 'n manier wat die prikkel tot eiehulp verswak. Op die lange duur kan verbetering nie deur bloot uiterlike maatreëls bereik word nie; dit moet berus op veranderings in die mense self. Die skepping van geleenthede waardeur hulle sou kan vooruitkom, is seker nie te verwaarloos nie, maar dan mag die aanvullende maatreëls ook nie ontbreek nie waardeur hulle die persoonlike eienskappe — wat dikwels ontbreek — kan ontwikkel om van die geleentheid behoorlik gebruik te maak. Die doelmatigheid van alle voorgestelde maatreëls moet nie alleen getoets word aan die meer onmiddellike verbetering van die ekonomiese posisie van die armblanke nie, maar ook veral aan die psychologiese uitwerkings wat die maatreëls op hulle sal hê.*

102. Die feit dat rehabilitasie nie net 'n verandering van omstandighede is nie, maar dat dit in die grond van die saak 'n verandering van die persoon beteken, het geensins die impli-

kasie dat 'n gedragslyn van dinge ekonomies hulle gang te laat gaan, gevolg moet word en dat geen besondere hulp tot rehabilitasie gegee moet word nie. Ekonomiese mededinging en druk is egter tot op sekere hoogte 'n waardevolle prikkel en ook nodig om tot 'n uiteindelike oplossing te lei.

103. *Die maatskaplike opvoeding van die volk behoort baie meer doelbewus en kragdadig nagestreef te word. Hieraan behoort die staat, die vrywillige organisasies, die kerk en die onderwys deel te neem. Beter gestelde burgers dien opgevoed te word tot 'n beter besef van hulle verpligtinge en geleenthede ten opsigte van die minder bevoorregtes. Die armes dien opgevoed te word in spaarsin, eiehulp, matigheid, gesondheid, saamhorigheid en rassetrots.*

104. Tot ongeveer vyftig jaar gelede was die armesorg van die Hollandse Kerk tot die geringste omvang beperk, naamlik feitlik tot die kerklike alimentasie waardeur behoeftiges en onversorgde ou mense, chroniese siekes en gebreklikes, weduwees en wese ondersteun was. Toestande van behoeftigheid was dan ook meer die uitsondering as die reël. Sedert 1880 het die bedrywigheid van die kerk insake verlening van hulp aan die groeiende aantal behoeftiges sterk toegeneem. So is vier kerklike nedersettings vir armblankes in die loop van tyd gestig, waarvan die oudste en belangrykste dié te Kakamas is; ses tehuise vir afgeleefdes is opgerig, sowel as inrigtings vir gebreklikes, krankes en gevalle vroue; veertien weesinrigtings is in die lewe geroep wat deur oor die 2,000 kinders bewoon word; sowat tien kleinere nywerheidskole vir seuns en dogters is opgerig, waarvan sommige nog bestaan en ander deur die staat oorgeneem is; sedert 1917 is sowat 160 koshuise vir behoeftige leerlinge deur die kerk met staatsteun opgerig, wat bygewoon word deur byna 8,000 kinders.

Afgesien van die praktiese armesorg van die kerk deur middel van sy menigvuldige stigtinge kom nog die gedurige sociale en geestelike bearbeiding deur die leraars en kerkrade in hulle eie gemeentes.

105. Dog nieteenstaande al hierdie bedrywighede *wil dit uit die ondersoek blyk dat die kerk weens sy natuurlike konservatisme en langsame beweging nog nie volkome op hoogte is van die posisie geskep deur snelle en omvangryke sociale veranderinge van die later tyd nie. Daar is gebrek aan genoegsame werkkragte in vergelyking met ander kerke; ook aan meer intensiewe maatskaplike bearbeiding van die armes.* Die opgaaf

van sy getal aanhangers deur die kerk self aangegee is veel kleiner as dié van die volkstelling, wat aandui dat kerklike methodes van die inwin van statistieke nie grondig genoeg is nie.

106. 'n Verbasend groot getal vrywillige liggame beoefen liefdadigheid, en ruime somme word jaarliks deur hulle bestee. Behalwe die bemoeiinge van private verenigige het dit 'n gewoonte geword by publieke liggame, stads- en afdelingsrade, groot besighede en maatskappye, die publieke pers en andere om jaarliks aansienlike somme vir armeversorging en kinderwelvaart te versamel. Groot rampe het dadelik ten gevolge die instroming van fondse vir noodleniging. Gestigte, weeshuise, hospitale, ens., word gulhartig ondersteun.

107. Veral sedert die totstandkoming van die Unie van Suid-Afrika is daar baie groot bedrywigheid by die staat in belang van die armes. Bestaande werksaamhede is uitgebrei, en nuwe aktiwiteite begin. Nagenoeg alle staatsdepartemente en by name dié van Arbeid, Lande, Binnelandse Sake, Onderwys, Gesondheid, Landbou, Spoorweë en Besproeiing bestee 'n groot aandeel van hulle tyd en fondse in die rigting van hulp en opheffing van armes deur belangryke sosiale wetgewing, deur inrigtings van allerlei aard, deur gesondheidsmaatreëls, onderwys, die ondersteuning van liefdadigheidsgenootskappe, deur kinderbeskerming, onderstandswerke, nedersettings, ouderdomspensioene, ens. Die uitgawes word mettertyd 'n taamlik groot las vir die belastingbetalers van die land.

108. Onder die methode wat deur die staat gevolg word, is te onderskei: (a) dié van liefdadigheidsaard waar min of geen teenprestasie vereis word, en (b) dié waar 'n teenprestasie wel vereis word en wat meer die karakter dra van pogings tot rehabilitasie. 'n Deel van hierdie pogings is egter ook in 'n sekere mate van liefdadigheidsaard.

Wat permanente werkverskaffing betref, is hier veral te noem die suksesvolle uitbreiding gedurende die laaste jare van die indiensneming van blankes as arbeiders by die spoorweë, asook geslaagde pogings om bosbounedersettings te stig waarop blankes as arbeiders 'n verdienste kry.

109. Daar het 'n sterk neiging tot afhanklikheid, veral van die staat, by baie armes ontstaan. Hierdie gesindheid was nie 'n kenmerk van die volkskarakter nie. Die afhanklikheidsin betref sake soos: die kostelose voorsiening van losies en onderwys van die kinders, in sommige gevalle selfs van boeke en klere; kinderwelvaart; werkverskaffing vir werkloses; voorsiening van voedsel en behuising; voorsiening van grond en vee op die maklikste voorwaardes; kostelose versorging van siekes en afgeleefdes;

noodleniging tydens rampe; voorskotte op produkte; beskerming teen die mededinging van die gekleurde, veral die naturel, op die arbeidsmark.

110. *Die kommissie is van oortuiging dat die wyse waarop hulpverlening veelal geskied, 'n demoraliserende uitwerking op armblankes het en beslis hulle werklike rehabilitasie bemoeilik.* Dit lei tot verlies van selfstandigheid, van arbeidsaamheid en persoonlike verantwoordelikheid. Dit help om 'n neiging tot oneerlikheid en soms 'n bewussyn van minderwaardigheid by hulle te laat ontwikkel.

111. Dit is selfs onrusbarend hoe 'n deel van die plattelandse bevolking, ook by sulkes wat hulle self nog kan help, die neiging toeneem om staatshulp te verwag. Staatsvoorskotte word dikwels aanvaar sonder die ernstige bedoeling om hulle terug te betaal.

112. Daar is duidelike tekens dat politieke stemkrag en invloed in toenemende mate misbruik word om staatshulp te verkry.

113. *Direkte stoflike hulpverlening sonder teenprestasie van die kant van die ontvanger behoort tot 'n minimum gebring te word. Dit beteken nie dat die ontvanger van hulp noodsaaklik direk aan die gewer 'n diens moet lewer wat ekonomies gelyk staan met die hulp wat verleen word nie, hoewel dit insluit dat hierdie eis, sover prakties uitvoerbaar, ook gestel moet word. Maar dit beteken dat die ontvanger deur die eie inspanning wat van hom vereis word om goeie gebruik te maak van kanse wat aan hom gegee word, kragdadiglik meewerk aan sy eie rehabilitasie en so 'n toestand probeer bereik waarin hy die pligte kan vervul wat hy, soos elkeen, teenoor die sociale liggaam het.*

114. *Sympathieke dog sorgvuldige wetenskaplike studie van individuele gevalle van hulpbehoewendes en behoorlike onderskeiding tussen verskillende types is onmisbaar. So alleen is dit moontlik om methodes van hulp toe te pas wat daarop bereken is om in hulle ware behoeftes te voorsien. Hiertoe is grondig geskoolde maatskaplike werkers nodig wat in staat is om 'n goeie sociale diagnose te kan stel. Aan sulke werkers is daar 'n groot tekort.*

115. *Die studie van die individuele gevalle behoort in die besonder gerig te wees op die vasstelling van die moontlikhede van eiehulp wat in die individu of familie self mag skuil indien die nodige raad, voorligting en aanmoediging gegee word. Daardeur kan veelal resultate van 'n meer opheffende aard bereik word as by die beoefening van blote stoflike liefdadigheid geskied.*

116. *'n Te grote deel van die fondse van liefdadigheidsliggame word gebruik vir direkte stoflike noodleniging. Dit is*

C

*nodig dat 'n groter deel van die fondse gebruik word om ware doelmatigheid van hulpdienste te verseker.*

117. *Daar is gebrek aan deeglike en wetenskaplike studie van die veelsydige en ingewikkelde probleme van ware hulpverleniging aan armes.*

*Daar is groot behoefte aan 'n organisasie wat in die toekoms sal sorg dra vir die voortdurende systematiese en gedetailleerde wetenskaplike ondersoek van die armblanke-vraagstuk in sy verskillende aspekte en fases van ontwikkeling. Dit is nodig dat 'n goed toegeruste departement van sociale studies aan een van die Suid-Afrikaanse Universiteite ontwikkel waar hierdie studie speciaal kan geskied en waar die opleiding van sociale werkers en werksters kan geskied.*

118. *'n Veel groter mate van koördinasie is wenslik tussen die werksaamhede van verskillende liggame wat liefdadigheid beoefen of rehabilitasie nastreef.* Daar bestaan tans 'n groot gemis aan koördinasie tussen liggame van dieselfde soort, tussen liggame in die stede en op die platteland, tussen vrywillige en publieke liefdadigheid en tussen Uniale en Provinciale armesorg. (Sien ook § 37).

119. *In die geval van die stedelike organisasies is daar 'n dringende behoefte aan die uitbreiding van wedersydse verskaffing van inligting, waardeur elke liggaam maklik op die hoogte kan kom van wat in die geval van individuele persone of families deur ander liggame gedoen word.*

120. *Met die volgende beginsels, wat op grond van die ondervinding van Kakamas opgestel kan word, behoort meer mee rekening gehou te word in die geval van landbou-nedersettings wat deur die staat later in die lewe geroep is:* (a) *'n strenger en meer doeltreffende aanvanklike seleksie van armes wat op dié nedersettings geplaas word, dien uitgevoer te word; en* (b) *die mate van stoflike hulp wat gegee word, behoort nie te klein te wees nie, maar behoort tog so beperk en op so'n wyse verleen te word dat die armblanke van die begin af onder die lewendige besef kom dat die verpligting vir die verbetering van sy toestand op sy eie skouers rus.*

Uit die ondervinding van ander lande blyk dit dat staatspaternalisme 'n gevaar vir armes op landnedersettings oplewer. So'n vaderlike sorg, hoe goed ook bedoel, het die neiging om persoonlike inisiatief en inspanning by die armes te verlam, hulle selfstandigheid te ondermyn en hulle afhanklikheidsin te versterk. In enige rehabilitasiebeleid moet streng teen hierdie gevaar gewaak word.

121. *Toekenning van staatsgrond (ook op nedersettings) is te veel gebruik as 'n blote middel van armehulp. Die uitkomste*

*was dikwels teleurstellend, omdat grond toegeken is aan persone sonder die nodige bekwaamheid of kapitaal of die eerlike strewe na vooruitgang.*

122. Die gevaar dat die politieke stemkrag van die nedersetters op staatsnedersettings 'n druk op politieke partye kan uitoefen, is nie net denkbeeldig nie. *Dit is wenslik dat liggame van beheer oor die nedersettings geskep word wat in staat is om weerstand te bied aan politieke pressie. Op sulke liggame behoort die kerk goed verteenwoordig te wees, sowel as nonpolitieke liggaam as om sy opheffende invloed des te beter te kan laat geld.*

123. *Met die oog op die snelle verandering van maatskaplike toestande van die later jare waardeur nuwe en ernstige vraagstukke in die stede en veral op die platteland hulle voordoen, skyn 'n hersiening en uitbreiding van al ons sociale wetgewing baie wenslik te wees.* (Sien ook § 73).

124. *Die kommissie beveel aan die oprigting van 'n staatsbureau vir maatskaplike welvaart. Hierdie bureau kan onder een van die bestaande staatsdepartemente sorteer en sou belangryke funksies soos die volgende kan verrig:*

(a) *Koördinasie van al die werksaamhede in verband met sociale welvaart van die verskillende departemente van die Unie en van die Provincies.*

(b) *Samewerking met vrywillige liefdadigheidsorganisasies en kerke om eenvormigheid van optrede te verseker en duplikasie te vermy.*

(c) *Verspreiding van informasie ook omtrent oorseese ondervindings en voorligting aangaande die beste methode van sociale werk, om sodoende 'n konstruktiewe liefdadigheidsbeleid vir die hele Unie te help bewerkstellig.*

(d) *Samewerking met die universiteite om wetenskaplike studie en behandeling van sociale vraagstukke te bevorder.* (Sien ook § 117).

## VOORWOORD.

Afgesien van die waardevolle hulp (van onderwysers en onderwysdepartemente) wat ons as Kommissie reeds in die algemene inleiding erken het, moet ek melding maak van die vriendelike dienste wat Mej. E. Mynhardt, die here P. Joubert, E. J. van der Horst, G. Kempff, S. Pauw, B.A., H. Roux, B.Sc., J. F Naude, B.A., en Drs. G. Rees-Davies en A. J. La Grange, vrywilliglik verrig het in verband met die statistiese tabelleerwerk wat hierdie onderwysopname meegebring het. Ek is aan die vier eersgenoemde speciale dank verskuldig daar hulle soms weke aaneen van hulle vakansies vrywilliglik afgestaan het om my met hierdie onderneming deur te sien.

Die spelling wat in hierdie verslag sowel as in die ander verslae van die Carnegie-Armblanke-Kommissie gevolg is, is in ooreenstemming met die besluite van die Spellingkonferensie gehou op Stellenbosch in Januarie 1932. Waar dié Konferensie 'n keuse gelaat het tussen twee spellingvorms, is in die geval van woorde van vreemde oorsprong die meer konserwatiewe gevolg.

Ek is op hierdie ondersoek aangestel in 1928 toe ek Senior Lektor in Opvoedkunde aan die Universiteit van Kaapstad was. In Julie 1929, na die Kommissie halfpad deur die land met sy ondersoekings gegaan het, het ek die aanstelling as Hoof van die Nasionale Onderwysbureau in die Regeringsdiens aanvaar. Die Minister van Onderwys was so vriendelik gewees om my toe te laat om onbelemmerd met hierdie navorsingswerk voort te gaan. En, hoewel die skrywe van hierdie rapport as 'n extra onderneming meestal buite my gewone amptelike werk moes verrig word, wens ek hiermee my dank uit te spreek aan beide die Minister en die Sekretaris van Onderwys vir die fasiliteite wat hulle deur middel van die Unie-Onderwysdepartement so vryelik tot my beskikking gestel het.

Tegelykertyd wens ek daarop te wys dat nóg die Minister nóg die Sekretaris van Onderwys beskou kan word om enige verantwoordelikheid te dra vir, of gekompromitteer te wees deur gevolgtrekkings waartoe ek in hierdie verslag kom. Hulle dra daar geen kennis van nie en ek moet as hoofnavorser van die onderwysafdeling van hierdie Armblanke Ondersoek alleen daarvoor verantwoordelik gehou word.

*E. G. Malherbe.*

Pretoria,
September, 1932.

# HOOFSTUK I.

## INLEIDING.

**Armblankedom as die gevolg van 'n proses.**

Ofskoon die armblankevraagstuk sig eers gedurende die afgelope aantal jare sterk aan die publiek opgedring het, het dit reeds in die verre verlede ontspruit.

Die vraagstuk raak die sociale en ekonomiese struktuur van ons land op alle punte en om die oorsprong daarvan behoorlik op te spoor en na te gaan is 'n taak wat die opstel van die sociale en ekonomiese geskiedenis van Suid-Afrika met hom meebring. Weens die beperkte omvang van hierdie ondersoek was soiets egter onmoontlik en het ons as 'n kommissie ons slegs bepaal tot dié grepe uit die geskiedenis wat direk in verband staan met die besondere vraagstukke wat in die verskillende dele van hierdie verslag voor die dag kom.

Die aanwesigheid van die armblanke is as 'n pathologiese verskynsel beskou. Trouens, hierdie ondersoek is ingestel op grond van die beskouing dat hierdie toestand nie 'n gesonde en normale verskynsel is nie; en dis nie onwaarskynlik nie dat ná behandeling van al die resultate van die ondersoek dit mag blyk dat hierdie opvatting juis is.

Van hierdie standpunt uitgaande, kan ons die doel van die ondersoek beskryf as *in die eerste instansie die opmaak van 'n diagnose*—as 'n poging om die *oorsake* van hierdie siekte op te spoor. Derhalwe moet daar hier duidelik op gewys word dat die voorskryf van 'n *specifieke* geneesmiddel strik genome nie binne die bestek van hierdie ondersoek val nie, en dit dus nie sal onderneem word nie. Indirek sal ons egter die algemene rigtings waarin 'n oplossing kan gesoek word, aandui.

Die oplossings is natuurlik net so veelvoudig as die oorsake.

Om die vergelyking deur te voer, kan ons daarop wys dat dit miskien juister sou wees om armblankedom *'n symptoom van 'n siekte* as 'n siekte self te noem. Net soos 'n seer of pitsweer op die lyf eenvoudig die afsigtelike symptoom is van 'n onsuiwer bloedstroom wat elke deel van die hele organisme deurkruis, kan armblankedom ook beskou word as 'n uiterlike symptoom van 'n siekte wat diep in ons sociale organisme skuil.

As die liggaam werklik gesond word, sal dit gou van die siekte ontslae raak. Die feit dat hierdie sweer egter daar bly en gedurende die afgelope jare 'n kwaadaardige aansien verkry het, is 'n bewys dat die organisme nie in staat is om die siekte af te werp nie. Die depressie wat betreklik jonk van oorsprong is, en blykbaar maar net 'n tydelike verskynsel is, het die toestand eenvoudig vererger. Dis soos 'n man met 'n pitsweer in sy nek wat daarby die griep kry. Laasgenoemde maak hom des te meer gevoelig vir die pyn in sy nek. Net so skyn in 'n tyd van depressie die armblankevraagstuk baie akuut gevoel te word.

**Algemene doel van ondersoek.**

As die vraagstuk in hierdie lig beskou word, kan ons sê dat enigiets wat bygedra het tot die ondermyning van die algemene gesondheid van ons sociale organisme, die symptoom vererger het. Dit volg ook dat *enigiets wat daartoe bydra om ons sociale en ekonomiese organisme op te bou of te verbeter, die symptoom, armblankedom, minder opvallend sal maak.* As daar dus in hierdie verslag melding gemaak word van geneesmiddels, sal dit geskied by wyse van bespreking van maatreëls wat die gesondheid van die organisme oor die algemeen sal bevorder. Spesifieke receppies wat bedoel is om slegs die onmiddellike ongerief verbonde aan 'n pynlike symptoom te verminder, moenie hier verwag word nie.

Al was dit ons ook in die eerste plek te doen om die verkryging van 'n geneesmiddel vir hierdie siekte, of 'n oplossing vir hierdie probleem, bly 'n deeglike diagnose nogtans 'n saak van die allergrootste belang.

Omdat hierdie beginsel uit die oog verloor is, is daar in die verlede verdowingsmiddels aangewend met die doel om slegs die symptoom weg te neem, in plaas van geneesmiddels om die oorsaak van die euwel te verwyder en die algemene gesondheid van die organisme in so 'n mate te bevorder dat dit self die siekte kon kwytraak.

**Standpunt van opvoedkundige ondersoek.**

(a) Die opspoor van oorsake.

Dit was juis ons uitgangspunt aan die opvoedkundige sy van hierdie ondersoek. Uit die aard daarvan, moet die onderwys beskou word as een van die geneesmiddels vir die siekte wat ons onder behandeling het. Gebrek daaraan, of een of ander onvolmaaktheid in die toepassing daarvan, kan 'n oorsaak van die

**Studie van die Armblanke in sy omgewing deur middel van onderhoude.**



Die ekonoom kry die geskiedenis van die Namakwaland se diamante: Die oorblyfsels van 'n paddastoel bedryf spreek vir hulleself.



Onderhoude met bywoners in Noord-Transvaal.

Studie van die Armblanke in sy omgewing deur middel van onderhoude.



Die vrouens gesels terwyl hulle werk.



Die vernaamste vervoermiddel van die Kommissie.

verspreiding van die siekte wees. Maar die armblankes is nie so'n afsonderlike klas dat 'n mens kan sê dat daar 'n ander soort onderwys in die verlede op hulle ingewerk het nie. Alle klasse in ons samelewing geniet dieselfde soort onderwys. As 'n mens dus die oorsaak van armblankedom in die onderwys wil soek, is dit nodig om die hele onderwysstelsel in oorsigtelike beskouing te neem. As gevolg hiervan is die opvoedkundige sy van die ondersoek miskien minder spesifiek gerig op die armblankevraagstuk as die ander sye van die ondersoek.

By 'n omskrywing van ons besondere gebied van ondersoek, kan ons dus sê dat *enigiets in die huidige onderwysstelsel, of in die stelsel van die verlede, wat dit ongeskik maak of gemaak het as 'n prophylaktiese middel teen die sociale en ekonomiese agteruitgang van die hele blanke bevolking, in die algemeen as 'n oorsaak van die armblankevraagstuk beskou moet word.*

So sal dit byvoorbeeld blyk dat die onderwysstelsel net so ontoereikend was vir die opleiding van oordeelkundige *verbruikers* as vir die opleiding van bekwame *producente;* of dat dit net so ver tekortgeskiet het in die opleiding van sympathieke werkgewers (wat byvoorbeeld blanke arbeid voordelig kan aanwend) as wat dit nie gewillige werknemers gekweek het nie (let in verband hiermee op die afkeer van sekere soorte werk wat as "Kafferwerk" beskou word).

Hier stuit ons teen dinge soos tradisie en openbare mening wat die veroorsakende faktore sowel as die eindresultate van onderwys in die breë sin van die woord is. Hoewel die georganiseerde onderwys, soos ons dit in die skole toegepas sien, dus die hoofthema van hierdie ondersoek sal wees, kan ons nie nalaat om die opvoedkundige werk van ander sociale instellings soos die huis, die kerk, reglementering van regeringsweë, en vrywillige genootskappe soos boereverenigings, ens., te bespreek nie.

(b) Die voorstel van 'n oplossing.

Nie alleen is dit die enigste redelike standpunt wat by 'n studie van die *oorsaaklike* verband tussen die onderwys en die armblankevraagstuk ingeneem kan word nie, maar ook by die oorweging van die geneesmiddels of *oplossings* is dit die enigste gesonde uitgangspunt; en ons kan die algemene posisie min of meer op dieselfde wyse aandui:—

*Enigiets wat deur middel van opvoedkundige instellings (die huis, skool, kerk, ens.) gedoen word, waardeur die algemene bekwaamheid van die hele volk,—vooraanstaande persone sowel as minderbevoorregtes,—verbeter word—waardeur die vermoë om sig by die snelveranderende industriële beskawing aan te*

*pas, verhoog word—sal ipso facto en in precies dieselfde mate bydra tot die oplossing van die armblankevraagstuk, wat maar 'n uiterlike aanduiding is van 'n inwendige swakheid in die hele sociale organisme.*

**Definisie van 'n armblanke.***

Hierdieselfde algemene standpunt sal ook die wyse bepaal waarop ons die besondere voorwerp van ons waarnemings en gevolgtrekkings, naamlik die armblanke, beskryf.

Die armblanke is nie 'n afsonderlike klas in die engere sin van 'n kaste nie.

Hy is die produk van 'n proces wat in die verre verlede van ons land sy oorsprong het. Hy is die produk van die hele sociale stelsel wat hom in die verlede geproduceer het en sy gelykes nog in steeds toenemende getalle produseer. Dit raak ons almaal, rykes sowel as armes. Hy is bloed van ons bloed en vlees van ons vlees. Dit was die omstandighede van sy bestaan wat met verloop van tyd eienskappe en karaktertrekke in hom uitgesoek het wat noodwendig tot sy agteruitgang en verarming moes lei. Ons besit almaal hierdie trekke in mindere of meerdere mate. Sommige van die intelligentste en mees vooraanstaande persone wat hoë posisies in die samelewing en in die intellektuele wêreld beklee, het armblankes tot naaste bloedverwante.

Verder moet ons daarop wys dat die armblankes nie alleen aangetref word onder persone van Hollandse herkoms nie. Hulle is weliswaar in die meerderheid, maar dit is omdat 90% van die plattelandse bevolking tot pas onlangs Afrikaanssprekend was en die armblankevraagstuk veral 'n *landelike* vraagstuk is. Ons het meer as 'n honderd verskillende Engelse familiename onder die armblankes in die distrikte Oudtshoorn, Jansenville, Steytlerville, Willowmore en Humansdorp, die bakermat van die armblankedom, aangetref. Dit is nie die geval dat een van die twee blanke rasse die monopolie van die erfsonde het nie; maar Boer en Brit is naas mekaar deur dieselfde ekonomiese maalstroom, wat geen arbitraire nasionaliteitsverskille ken nie, ingeswelg.**

*Bloot statisties beskou kan ons die armblanke 'n verarmde blanke persoon van landelike herkoms noem.*

Onder hierdie breë kategorie val sekere bepaalde klasse en beroepe wat ons in die navolgende besprekings speciaal vermeld, sodat dit in alle gevalle duidelik is watter persone ons met hierdie algemene term aandui. Dis moontlik dat sommige per-

---

* Vgl. Wilcocks II, bl. 1—3, Grosskopf I, bl. 16—18.

** Sien bl. 47 hieronder.

sone ingesluit mag word wat, hoewel hulle ekonomies tot dié klas behoort, nogtans nie die psychologiese kenmerke besit wat in die gewone omgang daarmee geassocieër word as 'n min of meer essensiële gedeelte van die betekenis van die term „armblanke'' nie. Hierdie psychologiese kenmerke word ontleed en in besonderhede bespreek in die sielkundige deel van die verslag, en dis derhalwe voldoende om hier net op die belangrykheid daarvan te wys. Oor die algemeen kan ons egter sê dat die gewone betekenis wat aan die term „armblanke'' geheg word, aan so'n persoon 'n *geestesgesteldheid* toeskryf wat min of meer ongewens is en 'n stremmende uitwerking het op enige poging wat hy, of ander ten behoewe van hom, mag aanwend om sy toestand te verbeter.

Hierdie psychologiese aspek kon alleen definitief vasgestel word in gevalle waar ons met die mense persoonlik in aanraking gekom het. Die feit dat die sfeer van ons persoonlike aanraking met die mense, hoewel baie uitgebreid, noodwendig beperk was, het dit vir ons onmoontlik gemaak om by die statistiese behandeling van 'n groot aantal mense die fynere psychologiese betekenis in ons definisie te begryp. Bowendien moes die aanwesigheid van dié kenmerke empiries vasgestel word en kon dit nie eenvoudig *a priori* veronderstel word nie.

Nogtans is hierdie psychologiese aspek by die opvoedkundige ondersoek van die allergrootste belang. Vir ons is die armblanke nie alleen ekonomies arm nie, maar hy het 'n geestesgesteldheid wat moet verander word. *Die vernaamste taak van die onderwys is om die geestesgesteldheid te verander en 'n nuwe gesindheid aan te kweek.*

Ons sal aanstonds, b.v. in Hoofst. V en VII, probeer aantoon hoe die onderwys in 'n negatiewe sin tot die armblankedom bygedra het deurdat dit nie alleen nie daarin geslaag het om die gewenste geestesgesteldheid aan te kweek nie, maar selfs in sommige gevalle die ongewenste geesteshouding bevorder het.

Die posisie van die onderwys is eienaardig.

Ewe dikwels as dit uitgemaak word as die oorsaak van die misstande in die maatskappy, word dit aangeprys as die panacee vir sociale euwels. Hoe belangryk die oplossings wat op ekonomiese, sociologiese, geneeskundige en psychologiese gebied voorgestel word, ook al mag wees, word dit altyd maar weer van die opvoeding en onderwys verwag om dié voorstelle ten uitvoer te bring.

Soos prof. Zimmern dit uitdruk: „Veel van wat oorspronklik ontwerp is, of ten minste aan die wêreld vertoon is, as techniek van regering in die ou betekenis van die woord, is omgevorm tot techniek van *opvoeding.*''

Trouens, as ons hierdie twee menslike bestuursvorme of instellings neem: (a) die regering en (b) die onderwys, besef ons dat die eersgenoemde sukses sal hê namate dit van die aard van die laasgenoemde is.

Dit wil sê, *elke bestuursmaatreël moet 'n opvoedkundige strekking hê.* As 'n regeringsmaatreël byvoorbeeld die gees van selfvertroue en selfstandigheid by 'n volk ondermyn deurdat dit 'n afhanklikheidsgevoel by hulle kweek, sal dit grotendeels juis dié werk verydel en vernietig wat die staat teen so'n groot koste en met soveel nougesette ywer deur middel van die onderwysers in sy skole probeer verrig.

Wat die Staat ook al deur middel van sy verskillende vorme van bestuur en reglementering mag onderneem, moet by dit alles sy hoof-konsiderasie wees die opbou en veredeling van die karakters van sy burgers. M.a.w. Regering is goed namate dit *opvoedend* is.

„Die onderwys," sê G. Stanley Hall, „het nou die grootste vraagstuk van die wêreld geword, die enigste heilige saak. Die nasies wat dit insien, sal behoue bly; maar dié wat daarvoor blind is, sal geleidelik uitsterf. Nie alleen die verstand moet opnuut opgevoed word nie, maar ook die wil en die gevoel; en die ideale van diens en diensbaarheid moet die plek inneem van dié van selfsug en gewinsug. Niks anders kan ons red nie."

Bronne van gegewens.

(i) Onderhoude.

Die methodes van gegewens inwin wat deur hierdie kommissie aangewend is, verskil in sekere opsigte van dié wat toegepas is deur ander kommissies wat sociale en opvoedkundige toestande in hierdie land ondersoek het. Die kommissie het nooit formele sittings gehou op sekere plekke in die land waarheen mense uitgenooi is om op min of meer formele wyse getuienis te gee nie. Ons methodes was baie meer informeel. Ons wou so ver moontlik 'n studie maak van die armblankes in hul natuurlike omgewing—op die plase, in die stede, op die delwerye, in onderstandswerke, in padmakersploeë, en in die sogenoemde armblankenedersettings onder die beheer van die N.G. Kerk en die staatsdepartemente van Arbeid, Lande en Bosbou. Ons het die armblankes in hul huise besoek, ons het hulle aan die werk of ledig gesien en geluister na hul stories van moeilikhede en lotgevalle. Op dié wyse het ons honderde lewensbeskrywings en geskiedenisse van specifieke gevalle versamel, waarvan ons die juistheid gewoonlik nagegaan het deur die plaaslike predikant, onderwyser, winkelier, prokureur, dokter, polisieman, ens., daaromtrent te spreek. Gewoonlik het ons twee of drie gelyk

gegaan om hulle te besoek, maar soms ook alleen. Elkeen van ons het al gaande sy eie aantekenings gemaak en dit later so gou moontlik vollediger aangevul. Alhoewel elke ondersoeker om die beurt die gesprekke in die rigting waarin hy die meeste belangstel, gestuur het, ten einde feite te verkry wat in die eerste plek vir sy ondersoek van belang is (ek het by voorbeeld die hele onderwysgeskiedenis van die gesin uitgevra; van die volwassenes, hul broers en susters, hul ouers en hul kinders), het hierdie methode van die armblanke in sy huis te besoek en al sy familie-, sociale, godsdienstige en ekonomiese aangeleënthede met hom te bespreek, verhoed dat ons 'n eensydige opvatting verkry het.

Watter deel van die armblanke ons later ook al mag behandel, het ons ons daarop toegelê om hom ten minste eers as 'n mens in sy geheel te beskou. Die openhartigheid waarmee hierdie mense hulself, hul familiebetrekkings en soms selfs hul intiemste familiesake met ons, wat absoluut vreemdelinge was, bespreek het, was opvallend. Soms het dit gebeur dat 'n toevallige opmerking of 'n grap 'n heeltemaal onverwagte lig laat opgaan het. Dikwels het ons, sodra ons bemerk dat hulle 'n indruk probeer maak met die doel om iets daaruit te probeer slaan, hulle dadelik van die dwaalspoor gebring deur te verduidelik wat die doel van ons kommissie was (as ons dit nie aan die begin reeds gedoen het nie), naamlik dat ons nie daar was om regeringshulp te verskaf of te belowe nie, maar alleen om uit te vind waarom mense op die platteland arm word.

Die toepassing van hierdie methode het dit natuurlik nodig gemaak om vir meer as 'n jaar aanhoudend rond te reis, en ons het omtrent 30,000 myl, meestal per motor, afgelê. Van die malariadistrikte aan die Limpopo tot in die Kaapse kusstreke waar die boswerkers woon; van die kaal Kalahari, Boesmanland en Namakwaland met die halfnomadiese veeboerelewe en die nog meer geesondermynende diamantvloek, tot die groenbegroeide Natalse heuwels met die meer welvarende Duitse nedersetters, het ons verskeie kere die Unie deurkruis in 'n poging om 'n insig te kry in die ekonomiese en klimaatstoestande wat met sy aangebore swerflus meegewerk het om die armblanke eers van sy grond te beroof en hom daarna oor die lengte en breedte van hierdie land gedryf het, totdat hy die hopelose en hulpelose skepsel geword het wat ons vandag in die onvrugbare hoekies van die platteland of die agterbuurtes van ons stede aantref.

Ek het dus aantekening gehou van onderhoude, wat ek meestal in die teenwoordigheid van ander lede van die kommissie gehad het, met 287 volwasse armblankes, 235 boere, winkeliers, prokureurs, polisie-agente, magistrate en ander persone wat 'n

intieme kennis gehad het van armblankes wat betref hul algemene sociale en ekonomiese toestand. In verband met hul standaard van onderwys het ek met 25 skoolinspekteurs, 36 predikante, 16 skoolraadsekretarisse, 12 mediese praktisyns, 24 superintendente van koshuise en 256 onderwysers persoonlike onderhoude gehad, en noukeurig opgeteken.

(ii) Gestandaardiseerde Onderwys-toetse.

Ek het meer as 200 skole in die Kaapprovincie, Natal, Transvaal, en Oranje-Vrystaat besoek en persoonlik meer as 15,000 leerlinge in 170 skole getoets. Omtrent 4,000 armblankekinders is getoets. Ek moes baie nie-armblankekinders ook toets om my norms vir hierdie toetse op te stel. Dit het gewoonlik 'n hele skooldag en soms nog langer geduur om die kinders van een skool te toets. In die klein plattelandse skole was daar soms minder as twaalf kinders van 10 jaar oud en ouer, of in Std. II en hoër klasse. Omdat ons werk merendeels tot plattelandse streke beperk was, het dit langer geduur as wat 'n mens sou dink om 4,000 armblankekinders tussen die ouderdom van 10 en 14 jaar te toets.

Die doel van hierdie toetse was om so noukeurig moontlik die vatbaarheid van die armblanke vir onderwys te bepaal, d.w.s. hoe hy in vergelyking met die normale of gemiddelde kind—onder die uiteenlopende geografiese en klimaatstoestande van die land—reageer op die opvoedkundige invloede van die skool en die huis. Hierdie toetse word beskryf in Hoofstuk VIII, waarin die resultate aangegee word.

In verband met hierdie toetse het ons ook in die geval van elke kind wat getoets is, 'n groot aantal feite omtrent die kind en die sosiaal-ekonomiese status van sy huis verkry: die geboortedatum; skoolstandaard; getal standerds gedruip (as hy gedruip het); ouderdom waarop hy begin skoolgaan het; beroep van vader; of hy in sy huis of in 'n koshuis bly; wat die kind dink hy sal eendag word; of hy plaas- of dorpslewe verkies en waarom; die name van boeke, tydskrifte en koerante in die huis; die name van boeke, ens., wat die kind gelees het; vak waarvan hy op skool die meeste hou; vak waarvan hy die minste hou; of hy al na die bioskoop was; name van dorpe wat hy besoek het; die soorte kos wat hy by verskillende maaltye op dié dag en die vorige dag geëet het, ens. Die juistheid van hierdie feite is deur die hoofonderwyser nagegaan met behulp van die kennis en ondervinding van die hele skoolpersoneel.

(iii) Vraelyste en briewe.

(a) *Aan uitgesoekte verteenwoordigende skole* in die hele Unie met die versoek om 9 vorms in te vul en besonderhede te

verstrek vir 'n jaar of meer ten opsigte van vertraging, druiping, bevordering, ouderdom waarop kinders begin skoolgaan, eindskoolouderdom, eind-standerd deurgemaak, beroep ná skooljare, grootte van gesin, posisie van leerlinge in die klas, die onderwyser se kwalifikasies en belange, skoolverenigings en -klubs, bibliotheke, boeke en tydskrifte. Navraag is ook gedoen in verband met koshuise vir behoeftige kinders, sosiale en kulturele omgewing, ens.

Die 70 skoolinspekteurs in die Unie is versoek om van die *helfte* van die skole in elk van hul rondgange 'n lys op te stel op so'n manier dat dié skole as 'n groep die hele rondgang sou verteenwoordig.

Bogenoemde vorms is na hierdie uitgesoekte skole gestuur. Die opgawes is aan die inspekteur gestuur, wat dit weer aan my gestuur het nadat hy die feite nagegaan het.

| | *Getal Skole waarheen vorms gestuur is.* | *Bruikbare opgawes ontvang van:* Skole | (*betreffende*) Leerlinge. |
|---|---|---|---|
| Kaapprovincie — | 1091 | 709 | 149,469 |
| Oranje-Vrystaat .... | 348 | 177 | 12,953 |
| Transvaal .... .... .... | 650 | 447 | 163,249 |
| Natal .... .... .... .... | 148 | 57 | 29,250 |
| | 2237 | 1390 | 355,863* |

(b) *Aan alle onderwysers* in die laer en hoër skole (openbare skole) van die vier provincies om inligting van hul te verkry insake hul salaris, posisie, ouderdom, ondervinding, opleiding (akademies en professioneel), geboorteplek, beroep van vader ens. Ek het van 14,524 onderwysers volledige informasie ontvang.

Die gegewens wat ek van (a) en (b) ontvang het, is getabelleer volgens die gradering deur die inspekteurs van die ekonomiese toestand van die streek waarin die skool is: (i) *swak,* (ii) *middelmatig,* (iii) *goed.* Elke inspekteur het hom tot die ekonomiese standaard van sy eie rondgang beperk.

(c) *Aan alle skoolraadsekretarisse* met die versoek om inligting te verskaf in verband met skoolgeld, studiebeurse, gevolge van gratis-onderwys, ens. Ek het van 84 skoolrade informasie verkry. Die resultate word in hoofstuk VII bespreek.

(d) *Aan alle skoolinspekteurs* in verband met die beleid insake bevordering van leerlinge. Die resultate word in Hoofstuk V bespreek.

---

* Hierdie totaalsyfer sluit in 942 blanke leerlinge uit Naturellegebiede.

(e) *Aan alle onderwysdepartemente* en ander regeringsdepartemente (byv. Landbou) met die versoek om inligting te verskaf in verband met opvoedkundige sake wat nie in gepubliceerde verslae behandel is nie.

(iv) Historiese en ander bronne.

Hierby word 'n lys van boeke aangeheg wat in verband met die armblankevraagstuk in die algemeen geraadpleeg is. 'n Volledige bibliografie wat oor onderwys handel, sal gevind word in skrywer se *Education in South Africa*, 1652-1922 (521 pp. Juta & Kie, Kaapstad). Al die bronne waarna daarin verwys word, wat miskien lig kan werp op die opvoedkundige aspek van die armblankevraagstuk, is in die argiewe, bibliotheke en onderwysdepartemente van die vier provincies geraadpleeg.

Die versameling van nuwe gegewens.

Aangesien die oorspronklike oogmerk van hierdie ondersoek hoofsaaklik tot die vasstelling van feite beperk was, het ek in die deel waarvoor ek verantwoordelik is, my aandag byna uitsluitlik bepaal tot die versameling en verwerking van soveel *nuwe* feite as moontlik betreffende die onderwys in ons land in sy verband met die armblankevraagstuk.

Byna geen een van die baie tabelle van statistieke hieronder aangegee is tevore gepubliceer nie. Feitelik al daardie gegewens moes ek *de novo* versamel en uitwerk. Dit mag enigsins vreemd skyn vir lesers wat gewoon is aan die uitvoerige statistieke wat gereeld in ander lande gepubliceer word aangaande baie van die fundamentele aspekte van die onderwys wat in hierdie verslag behandel word.

Verder moet daarop gewys word dat met die skrywe van hierdie verslag ek die meeste ruimte daaraan gewy het om bloot hierdie feite *aan te gee*—meestal in die vorm van statistiese tabelle—en betreklik min aan bespreking van of bespieëling oor die feite. Slegs hier en daar het ek my eie gevolgtrekkings uiteengesit, meer met die doel om die leser op die spoor van 'n seker gedagtegang te bring as om te trag om op enige manier dogmaties op te tree.

Eindelik wil ek onder geen omstandighede die indruk wek dat ek al die moontlike konklusies wat daar te trek is, gemaak het nie. Daar lê veel meer in hierdie feite opgeslote en hulle is van 'n veel meer verreikende betekenis, as wat hierdie kort bespreking skynbaar te kenne gee, nie alleen vir die onmiddellike

vraagstuk waarmee ons besig is nie, maar ook vir die hele ekonomiese en onderwysstelsel van ons land.

**Beperkings van die ondersoek.**

Ons wil erken dat as ons in hierdie verslag 'n deeglike vergelykende studie van Suid-Afrika en van ander lande se sociale, ekonomiese, en onderwystoestande sou kon gemaak het, dit ongetwyfeld baie tot die waarde en belang van hierdie ondersoek insake die armblankevraagstuk sou bygedra het.

Die sociale, ekonomiese en opvoedkundige gegewens (vernaamlik dié van 'n statistiese aard) van verskillende lande word egter nooit precies op dieselfde basis versamel nie; en hoewel ons ons aandag aan baie van hierdie soort vergelykende statistieke geskenk het, het ons dit onmoontlik gevind, vernaamlik weens gebrek aan ruimte, om vergelykings te tref. Om enige vergelyking op 'n akkurate en waarlik nuttige basis te tref, sou orals breedvoerige kwalificerende verklarings vereis het, anders sou 'n mens maklik 'n verkeerde indruk kon verwek het. Buitendien het die beperkte omvang van hierdie verslag so'n bespreking verbied.

D

## HOOFSTUK II.

## DIE ONDERWYS AS 'N PROPHYLAKTIESE MIDDEL: GESKIEDKUNDIGE FAKTORE.

### 1. Die Vroeë Dae.

In die vorige hoofstuk het ons die standpunt uiteengesit waaruit ons die hele armblankevraagstuk by ons ondersoek beskou het, en die methode waarop ons te werk gegaan het; en ons het ook die verband tussen die onderwys en dié vraagstuk aangetoon.

In hierdie hoofstuk wil ons dié verband uit 'n geskiedkundige oogpunt bespreek en ook die redes nagaan waarom die onderwys ondoeltreffend was as 'n prophylaktiese middel teen ekonomiese agteruitgang gedurende 'n tydperk van moeilike aanpassing.

Die moderne laer skool in Europa het feitelik sy ontstaan aan die Protestantisme te danke. Toe daardie vorm van godsdiens met die Hollandse nedersetting in 1652, en die Hugenote in 1688 in Suid-Afrika oorgeplant is, het daarin ook die motief vir die instandhouding van die onderwys in Suid-Afrika vanaf die vroegste dae gelê. Sedert die sewentiende eeu was die *kern van die onderwys* soos ons dit onder die ou pioniers en selfs onlangs nog onder die grootste deel van die plattelandse bevolking aantref, godsdienstig. Voorbereiding tot lidmaatskap van die kerk (aanneming) was die enigste doel daarvan. Die protestantse leerstelling van die Saligmaking deur die Geloof het die persoonlike verpligting meegebring dat elke individu in staat moet wees om die Bybel te lees ten einde sy persoonlike godsdiensplig na te kom. Alhoewel hierdie type van onderwys dikwels ontaard het in blote formalisme, het dit nogtans een groot voordeel vir die nageslag gehad, nl. dat byna iedereen geleer lees en skryf het. Nieteenstaande dat ons 'n baanbrekersvolk is wat byna twee eeue onder die mees primitiewe toestande geleef het, omring deur barbaarse kafferstamme, en afgesonder deur die wyduitgestrekte bosveld en die dorre streke van die binneland, het gevalle van ongeletterdheid feitelik nie voorgekom nie. Met die geweer in die een hand vir liggaamlike beskerming, en die Bybel in die ander hand vir beskerming op geestelike en kulturele gebied, het hulle hul kinders opgevoed in die strenge skool van

die lewe. En daardie type van opleiding, ofskoon dit nie geleerdheid meegebring het nie, het uitstekend in die behoeftes van daardie dae voorsien (feitlik beter as wat ons moderne onderwys in die behoeftes van vandag voorsien); dit het pioniers voortgebring—mense wat nie alleen die weg vir die beskawing gebaan het nie, maar wat ook die brandende fakkel van die blanke beskawing van geslag tot geslag oorhandig het.

Vir diegene wat nie met die *Boerekarakter*—die uitvloeisel van bogenoemde onderwysstelsel—vertroud is nie, gee ons die volgende prentjie van die onmiddellike voorvaders van die verarmde seksie van ons plattelandse bevolking wat ons vandag onder die naam van "armblankes" bestudeer. Ons haal hier George McCall Theal aan, een van Suid-Afrika se vernaamste en billikste geskiedskrywers:—

„Ofskoon hierdie boere van die binneland vir vreemdelinge as onbeskaaf en ru voorgekom het, sou dit verkeerd wees om hierdie toestand aan onnoselheid aan die kant van die boere toe te skrywe; want onder ander omstandighede sou hul lewenswyse heel anders kon wees. Hoewel hul geen boekgeleerdheid gehad het nie, was hul afkomstig van een van die intelligentste rasse in die wêreld; en indien daar nie op alle gebiede van die wetenskap intelligensie aan die dag gelê is nie, dan was dit om die eenvoudige rede dat die aanleg sluimerend was, en nie weens gebrek aan verstand nie. Die seuns van hierdie mense kon opgelei word om enige posisie in die maatskaplike lewe te beklee; die tyd het ons dit al meermale geleer. Dit was die verskil tussen hulle en die mees beskaafde individue van barbaarse afkoms, by wie hulle in die oë van bevooroordeelde vreemdelinge soms ongunstig afgesteek het; by die een was daar 'n latente verstandsvermoë wat, behalwe in uitsonderlike gevalle, nie by die ander aangetref is nie. Hulle was eenvoudig 'n vooruitstrewende type van blankes, wat hul hier by 'n ruwe omgewing aangepas het. Dieselfde reisigers wat die binnelandse koloniste bespot het weens hul onkunde met betrekking tot gebeurtenisse in Europa en omdat hulle so min belang gestel het in sake van dié aard dat 'n *ja* of *nee*, af en toe, al was wat van hulle kant gekom het wanneer iets interessants dienaangaande aan hulle meegedeel is, sou waarskynlik met verbasing moes luister as een van die ou veeboere begin gesels het oor die helde in die Ou Testament, of byv. 'n storm op die wyduitgestrekte vlaktes van die binneland sou vergelyk met die magnifieke beskrywing van een in Psalm neën-en-twintig. Oor sulke onderwerpe kon die veeboer met gemak gesels; die ondervinding was sy leermeester. Hy het onder dieselfde omstandighede geleef as wat Abraham geleef het, sy nering was dieselfde, hy het die beeldspraak van die Hebreeuse skrywers beter verstaan as wat

enigeen in Europa dit sou verstaan, want dit was in die trant van sy alledaagse lewe. Hy het die onafgebroke gerommel van die donder gehoor, soos die stem van die Heer op die groot waters, en het gesien hoe die wildsbokke, van skrik bevange, hul kleintjies werp as hul voor die storm uit vlug, wanneer die groot bome met donderende gekraak neergevel word, en felle bliksemskigte die lug deurkleef. Hy weet ook van tye van ontsettende droogte wanneer die brandende hitte van die son die aardkors skroei; van klein wolkies, wat op die oog nie groter lyk nie as 'n man se hand nie, die voorbodes van stortreëns; en van swerms sprinkane wat die bloeiende velde in 'n naakte woestyn verander. As hy oor hierdie dinge gesels het, dan was hy welsprekend genoeg; maar dit was nie vir iedereen se oor nie, nog minder vir dié van vreemdelinge......

„Hul werk, hul familiebetrekkings, hul vee, die toestand van die weiveld, die gewoontes van verskillende wildsoorte, die avonture van hul ouers en van hulself, was die alledaagse onderwerpe van gesprek, maar verreweg nie die enigste nie. Die toestand van hul kerk en die verskillende preke wat hul gehoor het, was vir hulle altyd interessante onderwerpe om oor te gesels.''

Vir 'n volk wat deur groot afstande geskei is, met geen ander verkeersmiddel as die ossewa nie, was die driemaandelikse nagmale, 'n huwelik of begrafnis, af en toe, die enigste tye wanneer die mense in groot groepe bymekaargekom het. Die mense het oor die algemeen hierna uitgesien, aangesien dit as 't ware die enigste wyse was waarop die honger na geselskap by oud en jonk bevredig kon word.

Onderwysers was skaars in daardie vroeë dae. Die „sieckentrooster-meester''-type, het gewoonlik diens gedoen as onderwyser en „katgiseermeester'' in die dorpe. Die plattelandse gebiede moes, as hulle dan wel so gelukkig was om 'n onderwyser te kry, tevrede wees met die rondreisende of swerwelingtype van skoolmeester. In meer as een geval was hulle afgedankte matrose, soldate en ander individue met karakters van twyfelagtige aard wat, omdat hulle 'n bietjie kon lees of skryf, 'n karige bestaan gevind het deur van plek tot plek te reis as onderwysers. Hulle het, om weg te kom van die eentonigheid van die klaskamer, soos Barrow ons vertel, af en toe gehelp met die ploeëry onder die toesig van die meer ervare kleurling.

Die hoofthema van onderwysverslae en -wetgewing in die agtiende eeu was die gebrek aan geskikte onderwysers. Van Imhoff, goewerneur-generaal van Indië, het by sy besoek aan die Kaap in 1743, hom sterk uitgelaat oor die kwaksalwer-onder-

---

* Theal: *History of South Africa*. Deel III, blss. 299 en 301.

wyser wat hier aangetref word. Dr. Jean Spenlin, 'n Franse pedagoog aan die Kaap, het in 1788 geskryf en hul genoem „onverdienstelike avonturiers en kwaksalwers sonder kennis of maniere, wat die kinders kwel sonder om hul enigiets nuttigs te leer, of wat erger is, slegte dinge aan die kinders leer." Kol. Bell het in 1837 in 'n brief aan sir John Herschel van hierdie *soi-disant* onderwysers gepraat as „aan drank verslaafde, berugte karakters—'n skande vir die professie."

Daar moet natuurlik op gewys word dat hoe sleg die onderwysers ook al in Suid-Afrika in sy pionierstyd was, dit nie die enigste geval van hierdie aard in die Britse koloniale geskiedenis was nie. Lecky sê in sy *History of England in the 18th Century* (Deel IV, bl. 32, 'n uittreksel uit Noah Webster oor die Amerikaanse kolonies in die 18de eeu) :—„Die belangrykste werk in verband met die maatskappy word in baie dele van Amerika oorgelaat aan die mees verwaarloosde van alle karakters.... Die onderwys het gedaal tot die peil van die laagste soort werk.... Kan dit ontken word dat dit voor die oorlog 'n bekende gebruik was vir gesinshoofde om misdadigers wat weens hul oortredings gedeporteer is, op te koop en dan as private onderwysers vir hulle gesinne te gebruik?"*

Twee dinge word vir ons uit die voorafgaande duidelik. In die eerste plek het in hierdie patriarchale tydperk die leerstof van die onderwys, wat godsdienstig was, uit die aard daarvan staties of onveranderd gebly. Daar was geen uitbreiding na die behoeftes van die tyd nie. Hierdie konserwatisme onder die mense het hulle natuurlik gekant gemaak teen enige verandering in die leerplan. Een boer het, toe hy 'n onderwyser in diens geneem het, uitdruklik gesê dat alleen Engels en Hollands aan die kinders geleer moes word en dat hy niks van „aardrykskunde en die wêreld se draai en diê soort goed" wou hê nie. Dit was hoegenaamd nie 'n uitsonderlike geval nie. In die tweede plek is hierdie onderwys grotendeels deur onbekwame persone meegedeel, wat as 't ware met enkele brokkies skoolkennis gesmous het. Hoe kon 'n mens op sulke onderwysers reken om die opkomende geslag in te wy in die lewe met sy behoeftes wat so snel verander het, toe die patriarchale stelsel in die moderne ekonomiese stelsel begin oorgaan? Dit was eers later (in die jare neëntig) soos ons sal sien, dat die meer verligte predikante van die Hollandse Kerk onder die eerstes was wat opgemerk het wat daar eintlik geskort het.

In die meer afgeleë dele van die land het hierdie type van

---

* Aangehaal deur Cory: *The Rise of South Africa.* Dl. I, p. 280.

onderwys preeies net soos dit in die sewentiende eeu was, voortgeduur tot selfs later as 'n generasie gelede. Die vooruitgang op ekonomiese en kulturele gebied in hierdie land was afwisselend: sommige dele was baie agterlik, terwyl daar ander was wat tred gehou het met die ontwikkelinge van die tyd.

Onder die ouer mense met wie ons in sommige van die afgeleë distrikte gepraat het, was daar etlikes wat, asof hulle dit nog kon sien, aan ons vertel het hoe hulle ouers in die aand nadat die dag se taak volbring was, by kerslig aan die slaperige en gapende kindertjies die eerste beginsels van die onderwys geleer het. Hulle het eers byv. hulle letters uit die blou „ABC-boek'' geleer en daarna hulle woorde uit „De Trap der Jeugd.'' Die katechismus het hulle uit 'n „Kort Begrip'' van Bortius of Hellenbroek geleer, gewoonlik in die veld as hulle skape oppas. Hulle ouers het in die aand hulle lesse oorhoor, en aan hulle kom die eer toe, dat hulle 'n aanvang gemaak het met die onderrig van hul kinders. Die onderwys is dan later voortgesit deur 'n rondreisende skoolmeester wat 'n paar maande in diens geneem is om dit af te rond; dit het gewoonlik bestaan uit skryf, 'n bietjie syferwerk en hoofsaaklik sang (die Psalms).

Hieraan het daar net *een groot doel* ten grondslag gelê, nl. *om voorberei te word vir die aanneming—die poort wat lei tot lidmaatskap, huwelik en agtenswaardigheid.* Dit is wat buite die moederstad, Kaapstad, vir onderwys gegeld het sedert die vroegste dae en wat selfs vandag nog in sekere dele van die land aangetref word. Aanneming en lidmaatskap van die kerk is inderdaad vandag nog die vernaamste algemene maatstaf van opvoeding onder die armblankes; en al het dit miskien enige siele gered, het dit maar baie weinig daartoe bygedra om hul oë vir die ekonomiese kragte wat besig was om hulle ondergang te bewerk, oop te maak, en hulle daarteen te beveilig.

## 2. Die ekonomiese oorgangstydperk.

Wat gebeur het, was dat die land 'n ekonomiese omwenteling ondergaan het, en hierdie mense het nie daarvan geweet nie, behalwe miskien deur die gevolge daarvan, toe dit te laat was. Vanaf ongeveer die middel van die vorige eeu het daar 'n ekonomiese oorgangsperiode gekom. Dit was 'n oorgang van die ou patriarchale, selfversorgende stelsel tot die moderne ekonomiese stelsel. Met die ontdekking van goud en diamante en die ontwikkeling van binnelandse markte het die selfversorgende stelsel verander meer tot een wat op kontant geld en handel gebaseer is.

Ten einde hierdie terme te verduidelik en om die hele

vraagstuk in die lig van 'n konkrete verhouding tot die onderwys te sien, moet ons vlugtig kyk na die aard van hierdie ekonomiese oorgangsperiode. (Vir 'n uitvoerige bespreking word die leser verwys na die verslag van die ekonomiese medewerker).*

Die pionier of voortrekker was die produk van die ekonomiese toestande van die eerste tweehonderd jaar in Suid-Afrika; hy was hoofsaaklik 'n landelike type by wie die vernaamste ekonomiese dryfveer, die ontginning en okkupasie van nuwe grond en land was. Hierdie ekonomiese dryfveer het sy oorsprong reeds in die tweede helfte van die 17de eeu, die tyd van die Vryburgers. Ook tesaam met sommige nie-ekonomiese faktore, het dit 'n sterker invloed uitgeoefen ten tyde van die Groot Trek (1835-38) toe die Transvaal, Oranje-Vrystaat en Natal toeganklik gemaak is, en dit is nog steeds 'n sterk dryfkrag in sommige dele van die noordelike Transvaal. Grond was volop in die ou dae. Plase was groot. Seuns van boere kon maklik saam met hul vaders op dieselfde plase bly, of hulle kon verder na die noorde trek om nuwe weiveld te soek. In daardie dae was die armes nie juis opvallend nie, en die paar wat belas was met 'n onbestendige karakter, met temperamentele swakhede of met 'n swak verstand (wat trouens in elke gemeenskap aangetref word), kon altyd staatmaak op die goedwilligheid van die boere wat hulle van die nodige voorsien het terwyl hulle met allerhande werkies diens doen op die plaas. Wild was volop en diegene wat nie vee gehad het, het nooit gebrek aan vleis gehad nie.

Vee was die pionier se rykdom. Hy was in die eerste instansie 'n veeboer. Die grond het hy alleen vir eie gebruik bewerk. Op hierdie manier, soos ons hierbo gesien het, het die pioniertype ontstaan. Met sy bybel as die enigste kultuurmiddel, met sy geweer om hom teen die barbare te beskerm en om mee te jag, en sy ploeg as enigste gereedskap om nuwe grond mee te bewerk, het hy hom volkome aangepas by sy omgewing. Sy lewenswyse was eenvoudig; sy behoeftes klein. Hy was godsdienstig, eerlik, onafhanklik en selfvoldaan.

Dit kan ons as die selfversorgende of pionierstadium bestempel; met die aanwassing van die bevolking en die moontlikhede om nuwe grond te verkry, moes daar vroeër of later 'n einde aan kom. Die oorgangsperiode het 'n aanvang geneem. Nuwe reëlings moes getref word. Diegene met kapitaal of geleerdheid, of 'n verstandsvermoë bo die gemiddelde het hul op bevredigende wyse by die nuwe toestande aangepas. Diegene wat 'n

---

* Grosskopf, hoofstukke II en III.

gebrek aan enige van hierdie eienskappe gehad het, was feitlik uit die staanspoor uit aan hul lot oorgelaat. Die onderverdeling van plase onder talryke afstammelinge (waarvan sommige minder as 'n duisendste van die oorspronklike plaas ontvang het) het hul ondergang bewerk. Enersyds moes die plase te veel vee dra en is die weivelde op onherstelbare wyse verniel deur grondverspoeling, ens., as gevolg waarvan daar 'n reeks droogtes ontstaan het, waarvan die mense as 't ware self die oorsaak was. Andersyds het, vernaamlik op plase wat erg onderverdeel was, bloedverwante dikwels onder mekaar getrou ten einde die grond in die familie te hou; en dit het in sommige gevalle geestelike en liggaamlike verswakking ten gevolg gehad. Uit die aard van die omstandighede dus vind ons dat hierdie vername ekonomiese dryfveer naamlik om grond te besit en nog meer grond, wat 'n kenmerk was van die oorspronklike patriarchale stelsel, geleidelik sy krag en waarde begin te verloor. Diegene wat hulle maar nie van die ou tradisie kon losruk nie, het die meeste gely; en hier het ons nou die afstammeling van die voortrekker, wat hom nie by die veranderde toestande kon aanpas nie—verlore, hy weet nie waarheen hy sy toevlug moet neem nie. Sy stukkie grond, van sy vader geërf, is te klein. Hy neem 'n verband daarop en verloor dit. Die onderwys wat vir sy oupa genoegsaam was, help hom nie in die minste om die toestande, waarvan hy die ongelukkige slagoffer geword het, te ontleed nie; gevolglik bly hy eenvoudig blind vir die kragte wat sy ondergang bewerk het, en sien hy geen uitkoms nie. Hy word 'n bywoner (of plakker) op 'n ander man se plaas. Maar, met die onbevredigende en losse voorwaardes van die huurkontrak waaronder die gewone bywoner staan, is daar vir hom maar min hoop om ooit weer op die been te kom. Hier het ons dan een van die eerste skakels van die lang ketting van oorsake wat die armblankes laat ontstaan het.

Daar was nie alleen nuwe oriëntering met betrekking tot die ekonomiese dryfveer nodig nie, om die oorgang van die primitiewe selfversorgende tot die moderne besigheidsregime te vergesél, maar die nuwe tye het ook die behoefte aan nuwe produksiemethodes op landbougebied meegebring. Die onderverdeling van plase is op sigself nie iets noodlottigs nie, mits daar terselfdertyd ook nuwe methodes van intensiewe boerdery mee gepaard gaan. Toe die markte afgeleë was en die ossewa die enigste middel van vervoer, het die mense geboer feitlik net om in hul eie behoeftes te voorsien.*

---

*In die begin van die tweede helfte van die neëntiende eeu, het C. J. N. du Plessis die volgende omtrent die Colesbergse distrik geskryf: „Er werd niets meer dan voor eigen gebruik gezaaid of

In dié dae was die lewe nog maklik. Werkvolk (meestal naturelle), hoewel onbekwaam, was volop; en solank as wat hy genoeg koring en mielies vir sy eie gebruik gehad het, was die boer tevrede. As gevolg van hierdie tradisie, het daar egter ondoeltreffende boerderymethodes ontstaan wat, toe dit later aangewend is om op 'n groot skaal vir die markte te produceer, baie onekonomies geblyk het. Hier word die bywoner weer die slagoffer; want die boer wil meer grond bewerk, en hy vind dat hy minder plek vir bywoners het as voorheen, en sê aan sommige van hulle, gewoonlik die swakste, dat hulle moet gaan. Waarheen moet so'n bywoner nou? Na die stad? Nee, nog nie. Hy is nog bang vir die vreemdheid van die stad. Die meeste mense praat daar Engels. Hy praat dit nie baie goed nie. Hy weet ook nie hoe om handel te dryf nie. Al hierdie dinge werk saam, en daar ontstaan by hom 'n gevoel van minderwaardigheid. Hy bly nog huiwerig om te gaan en dool op die platteland rond, waar hy van plaas tot plaas trek. Hy hoor van een of ander vriend in die stad, en met daardie vriend as sy steunpilaar begeef hy hom na die stad, waar hy hom aan vreemde en dikwels moeiliker omstandighede moet aanpas.

Die boer self weet nie hoe om sy produkte op die mark te bring nie, en hy verkoop dit aan die plaaslike winkelier teen bespotlike pryse; want die produkte moet deur die hande van verskeie agente gaan, wat elkeen wins daarop wil maak vir sy moeite voordat dit uiteindelik die mark bereik. Dieselfde eienskappe van onafhanklikheid en selfvertroue wat sy voorvaders so goed te pas gekom het, werk in hierdie nuwe tydperk wat aangebreek het, teen sy belange in; sy enigste redding is koöperasie. Daar weet hy feitelik niks van. Hy is ook in die war gebring deur die nuwe handelsmethodes.

Hy verwag altyd een of ander vorm van „verneukery" by hierdie methodes, want hy het tot sy eie nadeel moes uitvind dat die eerste mense met wie hy op handelsgebied te doen gehad het, verreweg nie so altruïsties was as wat hulle hul voorgedoen het nie. Op sy eie onkundige manier probeer hy 'n paar van hierdie „methodes," en hy kom gewoonlik aan die kortste end. Hy het sy kop eenmaal gestamp en is nou wantrouig teenoor die hele nuwe stelsel van „besigheid is besigheid." Hy hou vas aan sy ou methodes waarmee hy hom nog taamlik seker gevoel.

Immigrasie waardeur Engelse en Jode wat meer vertroud was met die nuwer (handels-) methodes ingekom het, maak die

---

geplant: wij hadden namelijk geen markt. Ik was al getrouwd, toen ik voor 't eerst van een markt hoorde en toen wist ik niet eens wat dit was." *Geschiedenis van de Zuid-Afrikaanse Republiek en van die Afrikaners*, 1898.

toestand vir hom nog moeiliker en hy raak agter.*

In Natal en sommige dele van die Transvaal het die winkelbesighede in die klein dorpe al grotendeels in die hande van Koelies (Indiërs) gekom; en dit het ten gevolg gehad dat die geleënthede in hierdie bedryf, waarin die plattelandse Afrikaner natuurlikerwyse mettertyd te lande sou gekom het, aanmerklik verminder is.

Per slot van rekening is die grondeienaar tot ondergang gedoem as gevolg van dieselfde meedoënlose ekonomiese kragte as wat die bywoner na sy plaas gedryf het.

'n Groot aantal van hierdie boere verkeer ekonomies op so 'n onsekere voet, dat een enkele noodlottige ongeval, soos byv. veesiekte, 'n droogte of 'n oorlog (waarvan Suid-Afrika alreeds meer as sy deel in die verlede gehad het) of enige ander nuwe toestand waarby die boer hom dan binne korte tyd moet aanpas, genoeg is om groot getalle van hulle wat as 't ware op die rand gestaan het, van die besittersklas in die bywonerklas te stoot; en hulle kom selde of ooit weer daaruit.

Hier het ons in hooftrekke die ontwikkelingsgeskiedenis van die armblanke. Dit is 'n kort begrip van honderde gevalle. Daar is baie ander faktore wat in sekere gevalle 'n vername rol gespeel het, soos byv. die afkeurenswaardige kredietstelsel, die oordrewe idee onder die mense van die waarde van geld, die sogenaamde trekgees, onoordeelkundige filanthropie, onnodige afhanklikheid van die regering, ens. Hierdie faktore word egter elders behandel.

Hierdie ekonomiese proces het 'n nie-grondbesittende klas voortgebring en bring dit nog steeds voort. In baie opsigte het daar iets dergelyks in Europa plaasgevind in die afgelope vier eeue; die enigste verskil is dat die „peasant"-klas wat daar ontwikkel het, vir honderde jare al as 'n normale landelike verskynsel beskou is — iets wat hier nie die geval is nie.

Die oorgangsperiode kom baie ooreen met die industriële

* In verband met die redes waarom die Afrikaner, hoewel 'n goeie boer, so'n swak besigheidsman is, het „Onse Jan" Hofmeyr by geleentheid van die hoeksteenlegging van die De Villiers-Graaff-Instituut op Villiersdorp in 1907 o.m. gesê dat Cecil Rhodes altyd aan hom gesê het: „Hofmeyr, hou jou landelike bevolking op hul grond; as hulle van hulle plase opgee en 'n besigheid in die dorp begin, is dit klaar met hulle, hulle is dan verlore." Sir David Graaff, wat self 'n voorbeeld was van 'n Afrikaner uit 'n plattelandse omgewing wat 'n baie suksesvolle besigheidsman geword het, het beweer dat dit alles 'n kwessie van tradisie en van opleiding was. Die Hollandssprekende Afrikaner is vandag nie opgelei nie en daarom loop hy hom net so dikwels vas op besigheidsgebied as wat die oningewyde uitlander hom met boerdery vasloop.

revolusie in Engeland in die agtiende eeu. Die toestand in Suid-Afrika is egter in 'n paar opsigte anders as wat dit in Engeland en in die meeste van die Europese lande was.

(a) Die erfstelsel, wat uit die Romeins-Hollandse reg ontspruit het, wat eis dat die eiendom gelykop verdeel word onder die kinders, of anders die stelsel van *fideïkommis* waarvolgens een of twee van die nakomende geslagte die eiendom beheer vir 'n later geslag, onder die lede waarvan dit uiteindelik verdeel moet word. Sommige van die nadelige gevolge van hierdie gebruik is alreeds genoem.

Die Britse immigrante het in 1820 in Suid-Afrika aangekom met 'n ander tradisie. Hulle het selde of ooit hulle plase verdeel. Op hierdie wyse het die plaas intakt gebly as 'n doeltreffende ekonomiese eenheid. Bowendien het hul hoofsaaklik 'n kommerciële en ambagstradisie en nie 'n boertradisie gehad nie. Hulle seuns het nie almaal op die plaas bly woon nie, soos gewoonlik die geval was met die Afrikaanssprekende bevolking, elkeen met sy oë gevestig op die klein stukkie grond wat hy sal erf sodra sy vader kom te sterwe. Hulle het een of ander ambag aangevat of het anders 'n handelsberoep gekies. Op dié wyse het hulle grotendeels die Nemesis wat die ouer (Afrikaanssprekende) bevolking oorval het, ontduik. Daar is gevalle, selfs in Transvaal (waar die proces jonger is), waar daar op een oorspronklike plaas meer as honderd volwasse armblankes in die loop van drie of vier geslagte voortgebring is om geen ander rede as dat die plaas in sulke klein gedeeltes onderverdeel is dat 'n gesin nouliks daarop kan bestaan—ten minste (moet ek byvoeg) met hul teenswoordige boerderymethodes. In die ouer dele van die Kaapprovincie, byv. die Westelike Provincie, het die mense hierdie les geleer en oor die algemeen het hul opgehou met die onderverdeling van hul plase.

(b) Die feit dat Suid-Afrika feitlik geen nywerhede gehad het waarin die oortollige plattelandse bevolking opgeneem kan word. Die myne en die spoorweë is die enigste uitsonderings, alhoewel dit maar 'n paar jaar gelede is dat die oortollige plattelandse element grotendeels in hierdie twee groot nywerhede opgeneem word. Dis hoofsaaklik omdat daar geen nywerhede was nie dat die pogings in die rigting van techniese en nywerheidsopleiding in die vroeë dae 'n mislukking was. In die afgelope aantal jare egter is daar 'n aansienlike groei in die nywerhede in Suid-Afrika te bespeur. In 1911 was daar ongeveer 21,000 blankes in die verskillende nywerhede werksaam, in vergelyking met 76,000 in 1926.

(c) Die feit dat Suid-Afrika waarskynlik 'n bietjie meer as sy deel van ongevalle gehad het in die vorm van oorloë, en die

stiefmoederlikheid van die natuur, soos byv. droogtes en pestilencies, wat soos ons hierbo gesê het, die kroon gesit het op die werk van 'n onverbiddelike ekonomiese proces.

In verband met droogtes moet vermeld word (soos in die verslag van die Droogte-kommissie, 1923) dat, alhoewel hul gereeld voorkom en tot op sekere hoogte verwag moet word, hulle tog baie erger was as gevolg van die sorgelose boerderymethodes van die afgelope 75 jaar. In dele wat voorheen grasgroen was, is die bogrond nou weggespoel; en wanneer dit reent, loop die water somaar van die grond af in 30-voet dongas na die see. In baie gevalle was hierdie dongas voorheen die voetpaadjies van skape na en van die kraal.

(d) Die laaste, hoewel nie die minste nie, is die aanwesigheid van naturelle. Die feit dat Suid-Afrika 'n groot en oorweldigende substraat van onbeskaafde volkere het, het 'n verreikende invloed uitgeoefen op sy ekonomiese en geestelike ontwikkeling; en hierdie invloed sal nog steeds uitgeoefen word.

Alhoewel ons nie geregverdig is om van die aanwesigheid van die naturel te praat as 'n *oorsaak* van die armblankedom nie (want daar is feitlik geen naturelle in gebiede soos Jansenville, Willowmore, Steytlerville, Knysna, Prins-Albert, ens., wat feitlik as die bakermat van die armblankedom kan beskou word), is die feit dat ons met armblankedom te doen het en nie met *armoede* as sulks nie, inderdaad 'n bewys van die eienaardigheid van die toestand in Suid-Afrika. Uit die resultate van hierdie ondersoek het ons goeie grond om te vermoed dat 'n aanmerklike gedeelte van ons blanke bevolking (sien bl. 231 onder) vinnig versink tot onderkant die ekonomiese lewenspeil wat volgens ons mening deur die blanke, aangesien hy 'n wit vel het, gehandhaaf moet word teenoor die naturel, sy veronderstelde of ware mededinger.

Gedurende die selfversorgende pionier-periode, wat uit die slawetyd dateer, het hulle hoofsaaklik met vee geboer; en daar was baie min werk vir die boer en sy seuns, behalwe om toesig te hou oor sy talryke onbekwame naturelle. Feitlik alle handewerk is beskou as werk vir die diensbodes en knegte en is dan ook Kafferwerk genoem. Die witman het derhalwe ook nie daaraan gewoon geraak om hierdie soort werk te doen nie en het dikwels die idee gehad dat dit vernederend is. Laat my hier dadelik sê dat hierdie houding selfs by die armblanke 'n *blote gewoonte* is, en dat dit nie by hom ingebore is nie, soos bewys word deur die feit dat die witman vandag, as omstandighede dit van hom verlang, feitlik enige soort werk sal doen, en dat hy wel in staat is om hande-arbeid te doen sonder dat dit teësin by hom wek, d.w.s. *as die aansporing sterk genoeg is.* Dieselfde man

wat in Jansenville hoogs tevrede sal sit en kyk dat die turksvye elke duim van sy grond inneem en selfs sal toelaat dat dit op die dak van sy kleihuis groei, sonder om 'n vinger te verroer om dit uit te roei, sal, ná hy 'n jaar byv. in Port-Elizabeth is, 'n ywerige fabrieks- of spoorwegwerker wees.

Dikwels word dit gesê dat die armblanke lui is. Ja, hy is lui, maar om dieselfde redes as wat meer as een welgestelde man lui is. *Dit is die afwesigheid van 'n bepaalde prikkel om te werk.* As hy die werk gedoen kan kry terwyl hy aankyk, waarom sou hy hom bekommer? Die voorspoedige besigheidsman wat by sy kantoortafel sit en die klokkie lui vir Adoons, wat in die agterplaas werk, om sy bril vir hom aan te gee wat net 'n klein bietjie buite sy bereik op dieselfde tafel lê, en sy vrou wat as sy haar vingerhoed laat val terwyl sy naaldwerk doen, hard skree na die klonkie aan die ander kant van die huis om die vingerhoed wat hier by haar voete lê op te tel, is lui op presies dieselfde wyse as die armblanke wat hul as 'n leegloper verag. In een van die onlangse openbare examens in Natal, moes 'n skoolseun na aanleiding van 'n vraag in 'n natuurwetenskaplike opgawe omtrent die beginsels van die hefboom sê hoe hy 'n koevoet sou gebruik om 'n groot klip uit die pad te rol. Nadat hy duidelik gemaak het hoe hy die steunpunt sou reguleer om voldoende hefboomkrag te verkry, het hy bygevoeg: „en ek sal dan 'n Kaffer aan die ander punt van die koevoet kry om die klip te lig." Dit is 'n typiese voorbeeld van die ontsenuende proces wat onder alle klasse van ons blanke beskawing aan die werk is omdat ons onsself beskou as 'n blanke aristokrasie op 'n groot swart fondament van inboorlinge. In baie gevalle staan die naturel as 't ware tussen die witman en hande-arbeid.

Hierdie verskynsel het ewenwel nie maar nou kort eers ontstaan nie. Mense met 'n deursigsvermoë soos kapt. Dominique de Chavonnes het dit meer as twee eeue gelede opgemerk in verband met die onekonomiese gevolge van slawe-arbeid. Van Imhoff, goewerneur-generaal van die Hollandse besittings in Oos-Indië het tydens sy besoek aan die Kaap (waarna reeds hierbo verwys is) in 1743 gesê dat ongeskoolde naturelle-arbeid, wat by 'n oppervlakkige beskouing goedkoop lyk, per slot van rekening tog baie onekonomies is. „Ek meen," het hy gesê, „dat dit baie beter sou gewees het as ons by die stigting van hierdie kolonie, met Europeane begin het, en as ons hul in sulke getalle hierheen gebring het dat hulle weens honger en gebrek verplig sou gewees het om te werk. Maar aangesien ons slawe ingevoer het, het elke gewone blanke persoon 'n heer geword, wat baie meer daarvan hou om bedien te word as om te dien. Daarenbowe het ons die feit dat die merendeel van die boere in

die Kolonie nie boere in die ware sin van die woord is nie, maar eienaars van plantasies, en baie van hulle beskou dit as 'n skande om met hul eie hande te werk."

Deur die invoering van sy onderwysstelsel in 1804 was De Mist die eerste man wat hierdie kwessie deur middel van die onderwys probeer aanpak het. Hy het voorgestel dat die meisies geleer moet word om „buiten die gewone en nodige beginsels ook handwerk te doen en huis te hou; en bo alles om die onnodige en slegte gewoonte af te leer om van kindsbeen af deur slawemeide bedien te word, en om hulle daaraan gewoond te maak om hulle self aan te trek en te probeer in hulle eie behoeftes voorsien."

De Mist het gekom van 'n land wat op die boonste sport van die leer van handelslande in daardie dae gestaan het; en hy het dadelik besef dat, alhoewel hierdie godsdiensonderwys waarvan die hoofdoel lidmaatskap van die kerk was, goed genoeg was vir die selfversorgende pionierstadium, die land verplig was om oor moderne handelsmethodes te begin dink. Dit is derhalwe nie sonder betekenis nie dat hy aangedring het op 'n stelsel van middelbare onderwys waar daar o.m. nie alleen moderne lewende tale en aardrykskunde en geskiedenis geleer word nie, maar ook handels- (Italiaanse) boekhou. Dit kon egter nie gebeur nie. Weens die inbesitneming deur die Engelse in 1806, is sy moderne skema van onderwys nie ingevoer nie; en sake het nog baie jare op die ou manier voortgesloer, veral wat die plattelandse streke betref.

### 3. Die Uitbreiding van Staatsonderwys.

Georganiseerde onderwys in die vorm van permanente skole het baie langsaam van die meer digbevolkte dele na die afgeleë distrikte versprei. Sir John Cradock het in 1812 'n speciale poging aangewend om die onderwys na die plattelandse distrikte uit te brei deur sy sogenaamde „kosterskole" waardeur die skool na die platteland geneem sou word as 't ware op die skouers van die kerk. De Mist se skema was sekulair; en hy het probeer breek met die type van onderwys wat eenvoudig bestem was om die kinders voor te berei vir lidmaatskap van die kerk. Deur die skema van sir John Cradock is die twee verbind; en wat meer is, alle onderwys op die platteland was onder beheer van die Bybel- en Skoolkommissie. Die staat het ook 'n subsidie betaal aan rondreisende onderwysers in die geval van afgeleë en dunbevolkte dele. Die administrasie was egter baie ondoeltreffend.

Sake is egter verbeter deur die stigting van 'n Departement

van Onderwys onder 'n Superintendent van Onderwys in 1839. Alhoewel die meeste van die pogings van staatsweë op die dorpe gekonsentreer was, is daar in 1843 'n aanvang gemaak met 'n subsidiestelsel vir skole onder die landboubevolking. Die plattelandse bevolking het nie veel baat hierby gevind nie, hoofsaaklik omdat hulle nie geweet het dat daar faciliteite in hierdie opsig bestaan het nie. In 1841 is die sogenaamde *sendingskole* gestig. Dit was kerkskole deur die staat ondersteun, en hoofsaaklik bedoel vir die kleurling- en naturellebevolking van die Kaapprovincie. Hierdie skole is deur baie blanke leerlinge besoek. Sommige was louter „blanke'' sendingskole en het effens verskil, wat leerplanne en methodes betref, van die gewone staatsondersteunde openbare skole; maar in baie gevalle het die kleurlinge en die blanke kinders in dieselfde klasse gesit. In 1883 was daar byv. uit 'n totaal van 20,408 blanke kinders in staatsondersteunde skole, 8,385 in sending- en 423 in naturelleskole. In 1891 was daar nie minder as 10,654 blanke kinders wat hierdie sendingskole besoek het, bykans een derde van die totale getal blanke kinders in staatsondersteunde skole. Hulle was meestal kinders van behoeftige blankes; en hul onderwysopleiding, soos ons later sal sien, was baie beperk. Tengevolge van die werk van dr. (later sir Thomas) Muir het daar geleidelik afsonderlike skole gekom vir blanke en vir kleurlingkinders. In 1910 was daar slegs 550 blanke kinders in sendingskole; die merendeel van hulle is verplaas na Armskole of na wat bekend was as Derdeklas-skole. Dit was laer skole op die platteland met onderwys tot standerd V. Tweedeklas-skole het nie hoër opleiding as standerd VII verskaf nie, en eersteklasskole moes ook 'n doeltreffende hoërskoolkursus waarborg. Die laasgenoemde type van skool was egter net vir die dorpe, en die plattelandse bevolking (met uitsondering van die welgesteldes) het geen baat daarby gevind nie. Ten einde ook in die behoeftes van die plattelandse kind te voorsien, is die sogenaamde *distriks-kosskole* in 1873 ingevoer, gewoonlik in verband met die dorpskole. 'n Ekstra toelae van £6, en £12 in 1893, is vir elke kosleerling betaal. Dit was 'n poging om *die kind na die skool te bring.* Hierdie koshuisstelsel was slegs gedeeltelik 'n sukses—ofskoon daar 1,322 kosleerlinge in 1892 en 6,551 in 1909 in hierdie kosskoolafdelings was.

Deur die onderwyswet van 1865 is die stelsel waarvolgens staatsondersteuning op die £-vir-£ stelsel verleen word, ingevoer. In baie opsigte was dit 'n uitstekende stelsel en het dit die ontwikkeling van plaaslike inisiatief op onderwysgebied aangemoedig, hoofsaaklik egter in vooruitstrewende dele. In dele waar die mense arm was en onverskillig teenoor die onderwys,

het dit nie so goed beantwoord nie. Onderwysers is betaal na die vermoë van die omgewing waarin hulle gewerk het. Die ryk dele het die beste en die arm dele die swakste onderwysers gekry. Ten einde in hierdie toestand van sake op die platteland verbetering aan te bring, het die Departement die ander alternatief gevolg, nl. *om die skool na die kind te bring.* Op aanbeveling van die Onderwyskommissie van 1879, is 'n extra toelae betaal ten behoewe van onderwysersalarisse in derdeklasskole. 'n Derdeklas-skool kon begin word waar daar 'n minimum van tien kinders aanwesig was. Hierdie getal was te hoog vir sommige van die dunbevolkte streke, en in 1882 het die Departement die *plaasskoolstelsel* ingevoer, waarvolgens die minimum tot vyf verminder en 'n hoofdelike toelae betaal is ooreenkomstig die uitslae by die inspeksie (sien bladsy 165 hieronder).

Terloops kan daar net op gewys word dat skemas van 'n dergelyke aard in Transvaal, Oranje-Vrystaat en Natal ingevoer is om in die behoeftes van die plattelandse bevolking aldaar te voorsien. In die geval van eersgenoemde twee provincies is dit *wykskole* genoem, en, alhoewel dit in Transvaal beter gesubsidiëer was, het dit met dieselfde moeilikhede te kampe gehad, waarvan die vernaamste gebrek aan bevoegde onderwysers was.

In 1887 is daar nog 'n poging aangewend om die onderwys na die plattelandse bevolking uit te brei; dit was in die vorm van *rondgaande onderwysers* vir sekere distrikte wat baie verwaarloos was. By wyse van proef is daar 'n speciale toelae vir hierdie soort werk verleen.

Volgens Superintendent Dale was dit „'n lang en vervelende taak om diegene wat ver van die verkeersweë van handel en beskawing is, die besonderhede van enige skema aan die verstand te bring; nogtans was daar, as gevolg van die ywerige medewerking van etlike predikante van die Hollandse kerk, die volgende jaar veertien rondgaande onderwysers werksaam. In 1889 was daar 29 sulke skole met 'n totale inskrywing van 685 leerlinge."

In 1892 het dr. Muir egter as volg oor hierdie skole gerapporteer: „Aan rondgaande skole het ek meer as die gewone aandag bestee omdat hulle ten doel het die *bereiking van die behoeftiges van blanke afkoms; en my vaste oortuiging is dat hulle die mins bevredigende is van alle soorte skole wat in die Kolonie aangetref word."* (Ek kursiveer).

Die volgende jaar is hierdie rondgaande (of tydelike skole) vervang deur *Armskole* (permanente inrigtings) die doel waarvan was „om die ‚vervalle' gedeelte van ons blanke bevolking—

die armblankes—te bereik.'' In 1894 was daar 1,024, en in 1909 7,896 leerlinge in hierdie skole. Volgens die skoolinspekteurs het hierdie skole „tereg in 'n slegte reuk gestaan.'' Ten einde enige stigma van afhanklikheid van liefdadigheid te verwyder, het hulle gewys op „die noodsaaklikheid om by die mense en op skool by die kinders die verpligting in te prent om 'n klein bedrag aan skoolgeld, byv. een of twee pennies per week, te betaal.'' „In hierdie verband,'' rapporteer inspekteur Murray in 1893, „kan ek sê dat die kerk in sommige wyke meer en meer besef dat hulp in verband met die onderrig van die armes binne sy werkkring val.... Die onderwys in die wyke Willowmore, Knysna, en Oudtshoorn het alles te danke aan die onvermoeide pogings en die gees van volharding van die Hollandse predikant.''

In hierdie Armskole is baie van die blanke kinders opgeneem wat tot dusver die sendingskole saam met die kleurling- of naturellekinders besoek het.

Die koms van die Armskool op hierdie tydstip—vroeg in die jare 90—was 'n betekenisvolle verskynsel. Dit was net omtrent in hierdie tyd dat die volk en die kerk in die besonder die armblankevraagstuk as sulks begin opmerk het. Daar het geleidelik 'n sekere mate van standsverskil ontwikkel—iets heeltemaal vreemds vir die land. Onder die ou patriarchale stelsel was elke witman, omdat hy 'n wit vel het, 'n aristokraat, of ten minste op 'n gelyke maatskaplike (indien nie ekonomiese) voet met die beste klasse van die samelewing. Nou vind ons dat daar met die oprigting van die *Armskool* so vaagweg 'n standsverskil merkbaar begin word en sy beslag begin kry.

Hierdie armskool-idee, hoewel dit heeltemaal vreemd is aan die *ethos* van die Afrikaner, wat altyd, binne die perke van die blanke ras, demokraties gesind was, het natuurlik uitmuntend ingepas by die idees van diegene wat aan die hoof van die onderwysstelsel was—oorseese manne—gewoond aan die skerp afgebakende verskil tussen die aristokrasie en die gemene volk.

Enige jare na die totstandkoming van die Unie is die naam Armskool afgeskaf en is daardie inrigtings in die gewone openbare skole opgeneem. Laasgenoemde het egter baie jare gesukkel om die stigma af te werp.

In latere gedeeltes sal ons die invloed van hierdie standsverskil op beroeps- en industriële onderwys behandel.

### 4. Verengelsing.

Hierdie goedbedoelde skemas van die onderwysdepartement het in baie opsigte verkeerd geloop en het veelal nie die ver-

E

langde uitwerking gehad in sover dit die Afrikaanssprekende bevolking aangegaan het nie, om die eenvoudige rede dat die hele stelsel vir byna 'n driekwart eeu uitgewerk en toegepas is in 'n gees wat heeltemaal vreemd is aan die volk en ingedruis het teen hul taalbelange. Daar het egter mettertyd verbetering gekom sodat die begin van die 20ste eeu in hierdie opsig baie anders as dié van die 19de eeu was, sowel tengevolge van die geleidelike aanpassing van die voorstanders van die oorseese stelsel aan die landsomstandighede as van die opneming van Suid-Afrikaners in die onderwysprofessie.

Die openlike beleid van lord Charles Somerset in 1822 was om die bevolking te verengels. Hy en ander goewerneurs van die Kaap het dit as hul eerlike plig beskou om sodanige verengelsing deur middel van die skole te bewerk. „Voer Engelse onderwysers in en die volgende geslag sal Engels wees''; „alle skole in die kolonie behoort onder die toesig van Engelse onderwysers te staan,'' ens. Die ambtelike briefwisseling van hierdie tyd is vol uitlatings van hierdie aard.

Waarom, het die Engelse owerhede geredeneer, moet 'n handjievol mense ('n bietjie meer as 30,000 in 1800) toegelaat word om idees en sedes wat onengels is, voort te plant in 'n land wat 'n deel geword het van die Britse Ryk? Met inbegrip van die 5,000 Engelse immigrante wat in 1820 hier aangekom het, was daar in 1822 nie eens een uit elke agt van die bevolking wat Engels kon praat nie; nogtans het die owerhede in Engeland dit raadsaam geag dat Hollands as 'n taal in Suid-Afrika onderdruk word.

Engelse onderwysers is ingevoer. Met hulle het die Engelse methodes van onderrig saamgekom—die monitorstelsels van Bell en Lancaster. En die Engelse taal het die voertaal op skool geword. 'n „Gewone aanvanklike onderwyskursus'' is in die leerplan omskryf as „'n gewone opvoeding in Engels waarby inbegrepe is 'n kennis van beskrywende aardrykskunde en geskiedenis.'' Die boeke wat hulle gebruik het, was hoofsaaklik „Chambers' Educational Course.'' Dit was in die jare sestig. Die klein Afrikaanssprekende kindertjies, veral dié van die plattelandse distrikte, moes die feite in verband met rekenkunde, aardrykskunde, geskiedenis, ens., in Engels as voertaal leer—'n taal wat hulle nie verstaan het nie. Die merendeel van hulle het nooit 'n woord Engels gehoor nie, behalwe in die klaskamer. Vir die meeste van hulle was die onderwys feitlik Engels leer. Toe ek die ouer Afrikaanssprekende boere van die Kaapprovincie uitvra in verband met die onderwys in die vroeë dae en hoever hulle op skool gekom het, was die antwoord in ver-

skeie gevalle altyd ewe naïef: „Nie baie ver nie. Sien jy, my seun, ek het nooit veel Engels geleer nie!"

In later jare (ná 1865) toe daardie noodlottige stelsel van individuele inspeksie, waarmee 'n gewysigde vorm van „betaling volgens uitslae" gepaard gegaan het, ingevoer is, het dit natuurlik die instelling van die Engelse „standards" meegebring. Die „leerplan" in die laer skool was presies dieselfde as dié van skole in Engeland. Die leesboekies vir die standerds is almaal ingevoer. Hieruit sou die klein boerseun lesse leer omtrent „primroses," reddingsbote en nagtegale—alles egter met die oog op „diktee."

Geskiedenis was die geskiedenis van Engeland en het begin in 1066. Die interessantste dele (vir diegene wat so ver gekom het) was die „Guy Fawkes"-incident en die huwelikslewe van Hendrik VIII. Baie later eers is daar iets wat bekend gestaan het as „Cape History," in die vorm van 'n armoedige ou boekie as 't ware op die koop toegegee. Die aardrykskunde van Engeland, Skotland en Ierland is eers in alle besonderhede bestudeer voordat dié van hul eie land aangeraak is. Die skoolklaskamertjie op die platteland was 'n klein Engelse wêreld op sigself, waar die kinders in Engels gelees, en somme in Engels gedoen het en ook in Engels gesing en gebid het. Dit het niks, of altans baie min, met die wêreld daarbuite te doen gehad.

'n Boek het vir hulle 'n Engelse boek beteken—behalwe miskien die Bybel. Die volgende voorvalle wat onlangs deur 'n inspekteur van naturelleskole aan my vertel is, is miskien 'n voorbeeld van dieselfde idee. Hy het aan 'n klas van naturellekinders (wat almaal Engels op 'n manier verstaan) die volgende probleem gegee om op te los: „I give you 5 oxen, 3 cows and 2 horses. How many head of cattle did I give you?" Geen antwoord nie. Hy herhaal die vraag, maar kry nog geen goeie antwoord nie. Hy stel toe die vraag in hulle eie taal, en dadelik kom die antwoord korrek. Baie verbaas vra hy hulle waarom hulle dit nou kon doen en nie die vorige keer nie. „Ah, yes," antwoord hulle, „you see, Sir, now you were counting *cattle*, but before you were doing arithmetic."

Dat ek hier sou wil te kenne gee dat Engels leer iets slegs is, is geensins die geval nie. Inteendeel, ek het genoeg bewys dat 'n gebrekkige kennis van Engels een van die faktore was wat aanpassing vir die plattelandse seun, as hy in die stad te lande gekom het, baie moeilik gemaak het. Dat hy nie Engels ken nie, het sy vooruitgang baie gestrem, veral jare gelede toe die stede meer eentalig was as wat hulle vandag is. As alle Afrikaanssprekende Suid-Afrikaners die Engelse taal heeltemaal magtig

was in daardie vroeë dae en later, sou die land in sy geheel op handels- en ekonomiese gebied trouens verder gevorderd gewees het as wat vandag die geval is. Wat ons wel beweer is dat, as 'n Engelse stelsel van onderwys 'n onoorkomelike grens was tussen die opgroeiende kind en die lewe, dan kon dit nouliks opvoeding genoem word.

'n Paar van die ingevoerde onderwysers was natuurlik goed en deur hul aan te pas by die toestande van die land en by die volk in die algemeen was hulle 'n werklike aanwins. Dit was veral die geval met die Skotse predikante wat ook indertyd na hierdie land gekom het. Hulle was bekwame manne, ywerig en met hoë opvoedkundige ideale besiel. Die kerk en die onderwys in Suid-Afrika sou baie armer gewees het was dit nie vir die pogings van die Murrays, Frasers, Robertsons, McGregors, ens., nie.

Volgens ou geskrifte het die meeste van die ingevoerde onderwysers egter nie voldoening gegee nie. Ek haal hier aan uit 'n destydse publikasie, *An Epitome of the State of Education, etc., at the Cape of Good Hope for the last twenty years*, J. C. Golding (Kaapstad, 1841): „Die onderwysers aan wie die goewermentskole toevertrou is, besit selde of ooit die hoedanighede wat absoluut noodsaaklik is: baie van hulle kan nie *Hollands* verstaan of praat nie alhoewel hulle verantwoordelik is vir die onderrig van 'n *Hollandse* bevolking. Die meeste van hulle is ru, ongeletterd en bevooroordeeld. Is dit persone om 'n volk met ander *gewoontes, maniere, godsdiens en taal* as hulself te leer? Daar is maar min take wat moeiliker is as die onderrig van 'n primitiewe volk wat agterdog koester teen hul onderwyser. Hierdie betrekkings is ook grotendeels toevertrou aan persone wat nie die *Hollandse* taal geken het nie; hoofsaaklik aan emigrante wat pas van die moederland gekom het en wie se dwase vooroordeel hulle ongeskik gemaak het vir enige opvoedingstaak, om nie van die netelige kwessie van die onderrig van mense met verskillende godsdiens, taal en sedes te praat nie."

Dr. Dale (later sir Langham) wat in 1859 superintendent van onderwys van die Kaapkolonie geword het, haal die volgende voorval aan: „By my eerste besoek aan 'n goewermentsskool in die jaar 1859, het ek by die ingang na die skool 'n kennisgewing teëgekom: *It is forbidden to speak Dutch.* Ek hoef nie te sê dat die verbod ná daardie datum nie meer van krag was nie." Sir Langham moes hierby gevoeg het „na my wete," want ons het herhaaldelik 'n dergelyke storie moes aanhoor in verband met die skooldae van ons getuies.

Die heer Samuel, organiserende inspekteur van die Kaapprovincie, skryf in sy verslag van 1882 oor sy ervarings in

die noordwestelike distrikte as volg: „Hulle (die minder intelligente boere) is taamlik agterdogtig omtrent die besoek van 'n organiserende inspekteur, wie se hoofdoel dit is om die onderwys te bevorder; en hulle dink gewoonlik dat dit iets onheilspellends is as die Regering hom uitstuur. Die algemene beskouing is dat dit nie die welvaart van die samelewing is wat daarmee beoog word nie, maar dat dit daarop gemunt is om die Hollandse taal uit te roei, en om 'n einde te maak aan die godsdiensonderrig."

Die rede waarom ek hierdie gevalle noem, is om aan te toon dat 'n onderwysstelsel wat onder sulke ongelukkige omstandighede toegepas moes word, maar 'n baie geringe waarde as 'n voorbehoedmiddel kon gehad het. Die feit dat Engels die taal was van die Regering—iets wat bestuur is deur mense wat Engeland hul „home" noem—het veral die plattelandse bevolking die onderwysstelsel laat sien in die lig van iets wat van buite aan hulle opgelê word. Dit het in hulle gemoedere 'n onbewuste neiging gewek om die onderwys teë te gaan, en dit het hulle 'n houding laat aanneem wat baie mense ten onregte vir verstandelike botheid aangesien het. Hoe kon die onderwys vir hierdie mense 'n middel wees om hulle skeppende vermoë tot uiting te bring en om hulle persoonlikheid te ontwikkel, as skoolgaan en geleerdheid vir hulle synoniem was met iets „uitheems" en „sonder betekenis"?

Gaan met hierdie handelwyse omtrent 'n honderd jaar lank voort onder mense wat 'n sterk gevoel van persoonlike en nasionale vryheid het, en die gevolg is dat dit allerhande ongerymdhede in die *persoonlikheid* skep. Allerlei komplekse word gevorm wat die innerlike balans van die gees verstoor. Aan die een kant vind ons die verskynsel wat op digterlike wyse deur Tagore beskryf word: „Die voël self het geleer om sy ketting as tooisel te gebruik, net omdat dit op vry goeie Engels klink." Aan die ander kant kom ons te staan voor sterk reaksies wat onverklaarbaar is vir diegene wat nie weet dat daar geestelike kragte wat teëgewerk is, aan ten grondslag lê nie. Ek moet egter hier uitdruklik sê dat die Afrikaanssprekende Suid-Afrikaner oor die algemeen nog nooit teen die aanleer van Engels was nie. Die geskiedenis van die onderwys in die Kaapprovinsie en in die twee noordelike republieke bewys die teenoorgestelde. Gegewens vanaf 1863 toon aan dat die volk dit graag wou hê. Toe die oorheersing van Engels egter die uitsluiting van hul eie taal en kultuur as 'n vorm van geleerdheid en 'n uitingsmiddel beteken het, het daar by hulle 'n nasionale bewuswording ingetree en het hulle vir hul kulturele onafhanklikheid geveg. Hierdie verdedigende houding is natuurlik deur die Vryheids-

oorloë in die noordelike republieke versterk, en dit was niks buitengewoons om gevalle teë te kom waar persone nie nuwe landboumethodes wou aanvaar nie, eenvoudig omdat hulle enigiets nuuts as Engels en derhalwe as sleg beskou het. Hierdie houding het hul ingebore konserwatisme om aan die voorvaderlike tradisies vas te kleef, versterk en ongetwyfeld daartoe bygedra om hul in die ekonomiese ontwikkeling agter te laat raak.*

In 1882 is die gebruik van Hollands in die Staatsondersteunde skole na verkiesing toegelaat—grotendeels ten gevolge van die voorspraak van Sy Hoogedele J. H. Hofmeyr, Onse Jan. Dit het nie veel gebaat nie, want baie onderwysers het dit nie goed genoeg geken om dit behoorlik te doceer of as taalmedium te gebruik nie. Al die handboeke was in Engels en bowendien was byna al die inspekteurs Engels, en was Hollands nie 'n vak waarin kinders by die inspeksie kon druip nie. Die taalmedium in die sendingskole waarin duisende van die armblankekinders ook onderrig ontvang het, het maar steeds Engels gebly, soos reeds in 1841 bepaal is.

Dit was eers enige jare ná 1910, toe die Unie-wet albei tale op gelyke voet geplaas het, dat Afrikaans, die moedertaal van die oorgrote meerderheid van die plattelandse bevolking, tot sy reg gekom het as 'n medium van onderrig en 'n vak op skool, in werklikheid sowel as op papier.

Taal het in die onderwys in Suid-Afrika 'n dubbel-noodlottige rol gespeel. Eers was Engels die voertaal, en toe het baie min kinders dit kon verstaan. In die tweede plek, voor die koms van Afrikaans in die skole, was die alternatiewe taal Hollands—Hooghollands—soos dit in Holland gepraat word. Ook dit was nie hul moedertaal nie. Hulle het Afrikaans gepraat. In 'n sekere opsig was Hooghollands ook 'n vreemde taal—in mindere mate as Engels, natuurlik—maar nogtans vreemd vir die kind se gedagte- en gevoelslewe. Vir die kindergees was dit 'n snaakse, stywe taal wat net in verband met godsdiens, godsdiensoefening, die bybel en die kerk gebruik word, en met groot inspanning deur middel van 'n grammatikaboek geleer moes word. Hier het ons dus weer met 'n sieldodende dualisme te doen gehad: aan die een kant praat die kind Afrikaans—'n buigsame, heldere medium waarin hy sy gedagtes dink en met sy vriende en familielede wissel—die taal wat sy ouers in hul daaglikse omgang

* Sien in hierdie verband C. N. J. du Plessis: *Uit de Geschiedenis van de Zuid Afrikaansche Republiek en van de Afrikaanders*, 1898, passim (waarin die skrywer die jeug van die land gedurig waarsku teen al wat Engels is).

gebruik; en aan die ander kant het ons die skool, boeke, geleerdheid, waarvan die kind, indien nie deur middel van Engels nie, dan deur middel van Hooghollands—ook 'n halfverstaanbare medium—'n begrip moes kry. Is dit nie moontlik dat die stadige vordering op skool van so baie van ons kinders en die algemene vertraging wat dit ten gevolg gehad het, te wyte was aan hierdie skeiding tussen die lewe en die onderwys nie?

Een van die grootste beskuldigings wat ons teen die Afrikaanssprekende Suid-Afrikaners inbring—veral dié op die platteland—is dat hulle nie lees nie. Hulle hou nie van boeke nie. Maar, kan 'n mens iets anders verwag as die eindresultaat van die omstandighede wat hierbo uiteengesit is? Daar is maar min wat soveel taalkennis opgedoen het dat hulle Engelse of Hooghollandse boeke met genot kon lees. Vir die massas was hierdie tale grotendeels te onverstaanbaar. En dis juis dié mense wat in hul afsondering op die platteland die grootste behoefte aan die geestesverrykende invloed van die gedrukte woord gehad het. Waarskynlik sou baie mense wat op ekonomiese gebied tot die toestand van armblankedom of tot feitlik op die rand van armblankedom geval het, dit kon vermy het as hulle meer gelees en aldus tred gehou het met die tyd deur op hoogte te bly, byv. van die nuwere landboumethodes, ens., en die voordele van koöperasie. Dit was biskop Grundtvig se groot bydrae tot die welvaart van die Deense landbouers. Deur middel van sy Volks-Hoheschule het hy by hulle 'n voorliefde vir boeke en kultuur aangewakker—*deur middel van hul eie taal.* Elders (Hoofstuk IX) in hierdie verslag word 'n oorsig gegee van die leesstof onder ons plattelandse bevolking. Maar ons kan hier sê dat daar onlangs 'n groot verbetering gekom het in die leeslus van die opkomende geslag van die plattelandse streke, veral nadat geskikte leestof in Afrikaans beskikbaar geword het. Daar word gekla dat die Afrikaanse boeke van baie van die beter skoolbiblioteke letterlik opgeëet word—stukkend gelees word deur die kinders.

Nie dat die Onderwysdepartement nie geglo het aan die waarde van lees nie. Onderstaande uittreksel uit dr. Muir se Jaarverslag, 1893, bewys die teenoorgestelde:—

„Daar kan nouliks iets van groter waarde deur 'n skool gekweek word as leeslus by die kinders, en ongelukkig word die bevordering van hierdie begeerte enigermate aan bande gelê weens die neiging wat daar bestaan om alle skoolwerk aan examens ondergeskik te maak. Dis nie verkeerd om te sê nie dat die ongeformuleerde definisie van *'n boek* vir die meeste kinders *iets* beteken *wat op skool in die voorbereiding vir examens gebruik*

*word.* Dit is derhalwe die plig van iedere persoon wat in ware onderwys belangstel om hierdie nadelige neiging teë te werk, en daar is geen beter middel om hierdie doel te bereik nie, veral in hierdie land, as die oprigting en behoorlike gebruik van goeie skoolbibliotheke. Op grond van hierdie oortuiging het ek 'n brochure oor skoolbibliotheke met 'n lang lys van sorgvuldig-uitgesoekte boeke gedurende die jaar aan 'n groot aantal openbare skole laat stuur." (Ek kursiveer).

Die moeilikheid was egter dat hierdie boeke almaal in Engels was, en, oordelende volgens die oorblyfsels wat nog op die stoffige boekrakke van sommige van die skole te vind is, kon hulle nouliks daartoe bygedra het om 'n leeslus by Afrikaanssprekende kinders aan te wakker.

Ons het taamlik breedvoerig uitgewei oor die verband tussen die onderwys, taal en die praktiese lewe, nie alleen omdat hierdie verband vir ons die ondoeltreffendheid van ons onderwysstelsel van die verlede as 'n voorbehoedmiddel teen armblankedom in vele opsigte verklaar nie, maar ook omdat ons die invloed van die gedrukte woord op die alledaagse taal en lewenswyse van die bevolking beskou as 'n middel waardeur ekonomiese agteruitgang doeltreffend bestry kan word, veral onder ons boerebevolking, vir wie 'n stelsel van voortgesette opvoeding en opleiding 'n saak van die allergrootste lewensbelang sal word.

### 5. Behoeftigheid op Onderwysgebied.

In hierdie afdeling sal ons 'n kwantitatiewe aanduiding probeer gee van die doeltreffendheid van staatsonderwys as 'n middel om werklik die volk te bereik. Hierdie ondersoek was des te moeiliker omdat daar tot die einde van die 19de eeu geen afsonderlike statistieke aangaande blanke en nie-blanke kinders opgestel is nie. Die feite hieronder aangegee slaan egter net op blanke kinders, tensy anders aangedui.

In 1825 het kol. P. J. Truter op aandrang van die Bybel- en Skoolkommissie as volg gerapporteer oor die afgeleë distrikte wat hy tydens sy rondgang besoek het: „*dat die meeste van die kinders in die binneland—minstens twee-derdes, heeltemaal verstoke is van die voorreg van onderrig,* wat hoofsaaklik toegeskryf moet word aan die feit dat hulle so ver van die drosdye af woon dat die onkoste om hulle daarheen te stuur te groot is (behalwe vir 'n paar welgestelde persone)." (Ek kursiveer.)

In 1843 was daar 5,318 blanke en kleurlingkinders in al die skole; daarvan was 3,322 in sendingskole, wat merendeels uit

kleurlingkinders bestaan het. In 1860 was die getal 18,757 (blank en nie-blank), waarvan 14,265 in sendingskole was. Die onderwysstandaard van laasgenoemde was baie laag, aangesien 95% van hulle nog met die abc en die eerste beginsels van rekenkunde geworstel het.

In 1843 was daar 69 leerlinge in alle goewerments- en staatsondersteunde skole wat sekundaire onderwys geniet het, d.w.s. meer as net lees en skrywe en rekenkunde. In 1860 was daar 119—waarskynlik almaal blankes.

In 1863 is in die rapport van die Onderwyskommissie gewag gemaak van „die betreurenswaardige toestand van absolute onkunde waarin die blanke kinders in die afgeleë distrikte, veral dele van Clanwilliam ,Calvinia en Namakwaland, grootword......... Uit die gegewens blyk dat die standaard van onderwys in die laer skole van die Kaapkolonie besonder laag is. Hoewel slegs 65% die skool besoek en dan nog ongereeld, is dit byna ongelooflik dat nie meer as 5% wat die skool verlaat, taamlik vlot kan lees, redelik kan skryf en somme volgens die eenvoudige rekenkundige reëls reg kan doen nie."

In 1878 was daar in die Kaapkolonie omtrent 60,000 blanke kinders van skoolgaande leeftyd (5 tot 14 jaar). Van hierdie getal was daar net omtrent een-derde (21,000) op openbare en sendingskole. Volgens skatting was daar minder as 8,000 in private skole. Met ander woorde, meer as die helfte van die blanke kinders was glad nie op skool nie. Die standaard van onderwys wat hierdie 21,000 blanke kinders, waarvan omtrent 15,000 in die Sendingskole was, bereik het, kan uit die volgende tabel afgelei word:—

**Tabel 1.—Onderwyspeil van blanke kinders in verskillende soorte skole, 1878.**

| | Totaal ingeskryf | Bokant Std. II | % bokant Std. II |
|---|---|---|---|
| *Openbare skole* | | | |
| 1ste klas (blanke) | 1,530 | 750 | *49%* |
| 2de klas (blanke) | 2,584 | 1,040 | *30%* |
| 3de klas (d.i. plattelandse blanke) | 1,869 | 632 | *17%* |
| | 5,983 | 2,422 | *40%* |
| *Sendingskole* (blanke ± 15,000, die ander kleurlinge) | 24,612 | 2,730 | *11%* |
| | 30,595 | 5,152 | *17%* |

Volgens inspekteur-generaal Donald Ross, wat in 1883 'n algemene opname van die Kaapse onderwysstelsel gemaak het, was bogenoemde getalle van blanke skoolgaande kinders te hoog. Hy het gevind dat daar in dié jaar net 14,716 blanke kinders in die openbare en sendingskole was, as volg gedistribueer:—

**Tabel 2. — Distribusie volgens Standerds van Blanke leerlinge in Openbare en Sendingskole, 1883.**

| | Onder Std. I | Std. I | Std. II | Std. III | Std. IV | Bokant Std. IV |
|---|---|---|---|---|---|---|
| Blanke leerlinge | 5,362 | 2,784 | 2,721 | 2,550 | 1,118 | 181 |
| Percentasie | *36.5* | *18.9* | *18.5* | *17.3* | *7.6* | *1.2* |

Met ander woorde 55.4% van al die blanke kinders op skool het nog nie verder as die lees van eenlettergrepige woorde gekom nie.

In die derde klas, d.i. *plattelandse skole,* en in die *sendingskole* wat deur die arm seksie van die blanke bevolking bygewoon is, was die distribusie as volg:—

**Tabel 3. — Blanke leerlinge in Plattelandse en Sendingskole, 1883.**

| | Onder Std. I | Std. I | Std. II | Std. III | Std. IV | Bokant Std. IV | Totaal |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| | 4,957 | 1,218 | 779 | 466 | 165 | 7 | 7,592 |
| Percentasie | *65* | *16* | *10* | *6* | *2* | *1* | *100* |

D.w.s., meer as 80% van die plattelandse en arm kinders op skool was in Std. I en onder. Met ander woorde hulle het nog gesukkel om die eerste beginsels van lees en rekenkunde magtig te word. Die 1% bokant Std. IV, wat die kinders bokant Std. VI van vandag sal verteenwoordig, indien nie wat die standerd waarin hulle is, betref nie, dan wel wat uitgesogtheid betref, is 'n beduidend lae percentasie.

Donald Ross se kritiek op die werk van die sendingskole was besonder skerp; trouens, sy kritiek op die hele stelsel het die land wakker geskud en die verontwaardiging van die onderwysdepartement uitgelok. In sy rapport word verreweg die

beste en mees onbevange oordeel oor die onderwys uitgespreek wat nog ooit in Suid-Afrika in 'n blouboek gepubliceer is. In verband met die aanvangsklasse van hierdie sendingskole, waar die meeste van die armer blanke kinders in oorvol klaskamers saam met kleurlingkinders moes sit, sê hy: „Die ongelukkige kindertjies sal meer baat vind by die vars lug van die veld of by die oefening van hulle jeugdige vindingrykheid sonder enige onderwys as op skool."

Donald Ross kon hom nie sterk genoeg uitlaat oor die verwaarlosing van die massa plattelandse kinders nie. „Die goeie skole," sê hy, „is soos 'n druppel in die see in vergelyking met die groot massa minderwaardige werk in die onderste lae van die skole en die groot menigte wat nie onder die stelsel val nie. Die gebrek bestaan onder:—

1. Die verspreide boerebevolking.

2. Die armblanke-gemeenskap op dorpe en op die platteland........ Die boere is die ruggraat van hierdie land; hulle is die eienaars van die grond, by hulle berus die verhoging van sy vrugbaarheid, en die rykdom en welvaart van die land sal derhalwe afhang van die algemene intelligensie van die boeregemeenskap. Buite en behalwe hierdie feit is daar groot bekwaamheid nodig om die rykdom van die land met al sy natuurlike bronne ten volle te ontwikkel. Om hierdie rede alleen sou ek aanbeveel dat die boere net so'n deeglike opleiding ontvang as wat op die dorpe verkry kan word, en die stelsel wat aan die boere derdeklas-skole gee (wat gewoonlik nie deeglike onderrig verseker of kan verskaf nie), is absoluut en in die hoogste mate afkeurenswaardig. Derdeklas-skole met die daarbygaande minderwaardige onderwysers en lae standaard sluit waarlik die belangrykste deel van die volk uit van die seën van ware kulturele ontwikkeling."

Ten slotte sê Ross dat as 'n mens die 9,000 leerlinge wat in private skole was of thuis onderwys ontvang het, byreken, sal daar omtrent 23,000 kinders wees wat onderrig geniet, uit 'n totaal van 60,000 blanke kinders in die Kolonie, tussen die ouderdom van 5 en 14 jaar, en „dat slegs die helfte van die 23,000 'n taamlik nuttige en veelsydige opleiding ontvang.... Kortom, *nie veel meer as omtrent 'n kwart van die hele bevolking geniet opvoeding van sodanige aard dat dit hul karakter ontwikkel of hulle in staat stel om met diegene wat in Europa opgelei is, in die lewensstryd te konkurreer nie.*" (Ek kursiveer).

Dit was in 1883, toe die armblankedom langsaam onder die oppervlakte aan 't ontkiem was — om binne die volgende tiental jare kragtig op te bloei.

Met behulp van die censussyfers van 1891 kon ons vir die

eerste maal werklik betroubare informasie verkry omtrent die relatiewe percentasie van die blanke bevolking wat onderwys ontvang. Dit blyk dat daar in die Kaapkolonie 99,280 blanke kinders van skoolgaande leeftyd was (tussen 5 en 14 jaar), d.i. 26.5% van die totale blanke bevolking. Van dié kinders was daar:—

41,037 d.i. 41.3% in goewerments-, staatsondersteunde en private skole of is thuis deur goewernantes geleer.

58,243 d.i. 58.7% het geen stelselmatige onderrig ontvang nie.

Wat betref *gereelde bywoning,* vind ons dat dié getal vir blanke kinders tot een-derde van die totale getal kinders van skoolgaande leeftyd daal.

In verband hiermee sal vergelykende statistieke miskien interessant wees. In 1891 was daar 80% van die kinders in Engeland tussen 5 en 14 jaar ingeskryf in openbare laer skole, en die gemiddelde bywoning was 62%.

Op die basis van die verhouding van die kinders op skool *tot die hele bevolking* in ander lande vind ons die volgende percentasies:—

**Tabel 4. — Percentasie van totale bevolking op skool.**

| Land | % van totale bevolking op skool | Jaar | Types van skole ingesluit |
|---|---|---|---|
| Pruise | 17.8% | 1886 | Openbare en privaat |
| Sakse | 16.7% | 1889 | „ „ „ |
| Skotland | 16.5% | 1889 | Openbare alleen met aanvangsklasse |
| Switserland | 16.2% | 1888 | „ „ „ |
| Engeland | 15.0% | 1888 | „ „ „ |
| Frankryk | 14.4% | 1888 | Openbare en privaat |
| Holland | 14.3% | 1888 | „ „ „ |
| *Kaapkolonie* (blankes) | 12.9% | 1891 | „ „ „ |
| Oostenryk | 12.5% | 1889 | „ „ „ |
| Spanje | 9.6% | 1885 | „ „ „ |
| Italië | 7.5% | 1889 | „ „ „ |
| *Kaapkolonie* (alle rasse) | 6.4% | 1891 | „ „ „ |
| Rusland | 3.0% | 1873 | |

Bostaande syfers slaan op inskrywing. As ons die *gemiddelde bywoning* neem, dan staan die Kaapkolonie relatief nog

laer. Byv. die percentasie wat die gemiddelde bywoning van leerlinge van die hele bevolking uitmaak, is as volg:—

| | | | |
|---|---|---|---|
| Engeland | 12.9% | (1891) | Openbare laer skole. |
| Victoria | 12.4% | (1891) | Openbare laer en hoër skole. |
| Kaapkol. (blanke) | 6.1% | (1891) | „ „ „ „ „ |
| Kaapkol. (alle rasse) | 4.0% | 1891) | „ „ „ „ „ |

In die volgende tabel gee ons 'n aanduiding van die posisie op onderwysgebied van die verskillende distrikte in 1891.

**Tabel 5.—Die percentasie blanke kinders bokant 5 en onder 15 jaar wat in die volgende distrikte in 1891 die skool besoek het.**

(Percentasie vir die hele Kaapkolonie—41.3).

| | | | |
|---|---|---|---|
| Stellenbosch | 71.92 | Fort-Beaufort | 36.38 |
| Kaap | 69.40 | Malmesbury | 35.57 |
| Paarl | 68.67 | Richmond | 33.99 |
| Port-Elizabeth | 68.37 | Middelburg | 33.61 |
| Albany | 66.03 | Cathcart | 33.51 |
| Kingwilliamstown | 62.71 | Murraysburg | 33.33 |
| Oos-Londen | 61.78 | Alexandria | 33.33 |
| Bathurst | 57.49 | Ceres | 33.23 |
| Kimberley | 55.43 | Hanover | 31.38 |
| Worcester | 54.41 | Colesberg | 30.53 |
| Tulbagh | 52.24 | Aliwal-Noord | 30.46 |
| Robertson | 48.05 | Philipstown | 29.31 |
| Uitenhage | 48.00 | Beaufort-Wes | 29.30 |
| Knysna | 46.45 | Bredasdorp | 29.12 |
| Peddie | 45.68 | Cradock | 28.86 |
| Stockenstrom | 44.42 | Humansdorp | 27.38 |
| Graaff-Reinet | 43.51 | Oudtshoorn | 26.52 |
| Stutterheim | 43.42 | Piquetberg | 26.26 |
| George | 42.63 | Prins-Albert | 25.93 |
| Herschel | 42.10 | Somerset-Oos | 25.45 |
| Mosselbaai | 41.65 | Hopetown | 25.35 |
| Caledon | 40.99 | Victoria-Wes | 24.69 |
| Komgha | 40.84 | Tarka | 24.33 |
| Victoria-Oos | 40.62 | Wodehouse | 24.29 |
| Queenstown | 39.25 | Aberdeen | 24.18 |
| Bedford | 38.23 | Uniondale | 23.35 |
| Swellendam | 36.45 | Willowmore | 22.97 |

| | | | |
|---|---|---|---|
| Albert | 22.95 | Herbert | 15.78 |
| Namakwaland | 22.42 | Sutherland | 15.36 |
| Clanwilliam | 21.84 | Carnarvon | 13.94 |
| Barkly-Wes | 21.52 | Jansenville | 12.86 |
| Riversdal | 21.17 | Fraserburg | 12.56 |
| Ladismith | 20.27 | Barkly-Oos | 11.38 |
| Steynsburg | 20.00 | Hay | 10.62 |
| Calvinia | 17.39 | Prieska | 1.30 |

In die volgende tabel het ons, om die interpretasie te vergemaklik, die bogenoemde distrikte in elf gebiede ingedeel, soos aangedui op die kaart en in die lys van distrikte in Hoofstuk V, bladsy 207.

Tabel 6. — **Korrelasie tussen Ekonomiese Toestand (1930) en Onderwysfaciliteite (1891) in die verskillende streke van die Kaapprovincie.**

| | Toestand op Onderwysgebied in 1891 | | Ekonomiese Toestand in 1930 | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|
| | % van 5—14 wat die skool besoek | | % Arm gesinne | | Belasbare inkomste per vkte. myl | |
| | % | (rang) | % | (rang) | | (rang) |
| 1. Westelike Provincie | 57.43 | (1) | 44.4 | (3) | £864.3 | (1) |
| 2. Kaapse Kusstreek | 33.25 | (5) | 57.7 | (6) | 50.5 | (5) |
| 3. Oudtshoorn, ens. | 27.23 | (7) | 70.0 | (10) | 43.8 | (6) |
| 4. Prins-Albert, ens. | 17.22 | (10) | 66.5 | (9) | 11.5 | (8) |
| 5. Centraal-Karo | 31.99 | (6) | 46.8 | (4) | 30.2 | (7) |
| 6. N.W. Karo | 17.36 | (9) | 61.0 | (7) | 5.8 | (9) |
| 7. Kalaharie | 10.62 | (11) | 62.3 | (8) | 4.9 | (10) |
| 8. Grikwaland-Wes | 42.76 | (3) | 41.9 | (2) | 90.9 | (3) |
| 9. Oost. Prov. (binnel.) | 38.13 | (4) | 48.6 | (5) | 83.3 | (4) |
| 10. Oost. Prov. (kus) | 49.90 | (2) | 36.8 | (1) | 480.2 | (2) |
| 11. Namakwaland | 22.20 | (8) | 72.3 | (11) | 3.4 | (11) |

Ons het geen vergelykende gegewens in verband met die ekonomiese toestand van die distrikte in 1891 nie, en het dus die huidige ekonomiese toestand in die gebiede gekorreleer met die onderwysfaciliteite van omtrent 40 jaar gelede. Die percentasie onder " Arm gesinne " aangegee is die percentasie gesinne wat in die gebiede deur die onderwysers as arm en baie arm ingedeel is. Die wyse waarop hierdie kolom en die volgende kolom saamgestel is, word in Hoofstuk V verduidelik. Tussen hakies ná elke percentasie word die relatiewe rangorde van die streke met be-

trekking tot die besondere toestand aangegee. Die leser sal opmerk dat daar 'n noue ooreenkoms is tussen die twee stelle syfers vir die ekonomiese toestande en die onderwystoestande. Trouens, ons vind die *baie hoë positiewe korrelasiekoëfficiënt van .936 ± .036 tussen belasbare inkomste vandag en die percentasie wat in 1891 onderwys geniet het.* Hierdie koëfficiënt is verkry deur die formule beskryf op bl. 215 hieronder. Sien ook bl. 215 vir betekenis van korrelasie. As die korrelasie volgens die Bravais-Pearson-formule bereken word aan die hand van die gegewens vir elke afsonderlike distrik wat in die vorige tabel aangegee word, dan is dit +.864 ± .026. Die korrelasiekoëfficiënt tussen die percentasie "Arm gesinne" en onderwystoestande (die eerste kolom) is + .814 ± .069.

Hierdie koëfficiënte is veelseggend en bewys 'n hoë graad van verwantskap tussen die onderwyspeil in 'n distrik 40 jaar gelede en die huidige ekonomiese toestand. Hoe minder geleerd die mense in 1891 was, hoe armer is hulle vandag, en omgekeerd.

In hoeverre hierdie korrelasie direkte of indirekte kausaliteit aandui, word in Hoofstukke III en V bespreek, waar soortgelyke korrelasiekoëfficiënte aangegee word.

Ons verstrek bostaande syfers om aan te toon dat *net toe skoolgeleerdheid, ten gevolge van die gang van sake op ekonomiese gebied, al meer gebiedend noodsaaklik geword het ten einde in die stryd om die bestaan te kan seëvier, daar betreklik min mense was wat dit bemagtig het.* Nie alleen het daar maar net 40% van die kinders onderrig op skool of thuis ontvang nie, maar die soort onderrig wat hulle ontvang het, was ook baie ontoereikend. In 1891 was by voorbeeld net 1.5% van al die blanke kinders op skool in klasse bokant Std. VI in vergelyking met 10.7% vandag, en net 11.4% was in klasse bokant Std. IV, in vergelyking met 30.9% vandag. Daarby kom nog die feit dat weens die minderwaardige onderwysers en minderwaardige methodes en uitrusting die standerds, wat opvoedkundige peil betref, baie laer was as vandag. In die sogenaamde *rondgaande skole,* wat op die verskillend plekke onderrig moes verskaf aan arm kinders, was die toestand baie erger. In dié skole was daar geen kind bokant standerd VI nie; net 1.7% in Std. IV, 7.8% in Std. III, 23.9% in Std. II, en 66.5% in Std. I en onder.

Afgesien van die feit dat onderrig gegee is in 'n voertaal wat vreemd was vir die oorgrote meerderheid van die plattelandse bevolking blyk dit dat die *methodes* wat indertyd in die skole toegepas is, blote passiwiteit aangekweek het. Dit was byna uitsluitlik 'n saak van uit die hoof leer. In die sendingskole

het die Onderwyskommissie van 1863 gevind dat „die grootste gedeelte van die dag in beslag geneem is deur geestelike liedere te leer en te sing; en in baie van die beste skole was die meeste van die kinders ledig solank as die onderwyser sy aandag aan die hoogste klasse gegee het, of was hulle besig om onder toesig van 'n monitor te leer spel; en laasgenoemde kon net so min hul aandag boei as hulle iets leer."

In sy getuienis oor plattelandse skole sê dr. Dale aan die kommissie hierbo genoem. „Ek is oortuig daarvan dat baie kinders tussen 5 en 9 jaar nou maand ná maand op skool bly sonder om enige besondere vordering te maak; en die onderwyser kom net agter dat hulle daar is, wanneer hulle te veel raas onderwyl hy met die hoër klasse besig is. Die jonger kinders, d.w.s. in die laer klasse, is nominaal onder die toesig van een of ander kind wat monitor is; in sommige skole is daar niemand om oor hulle toesig te hou nie. Dit is die rede waarom, soos ek gesê het, die meeste van die kinders niks doen en niks ken nie."

Oor 'n min of meer typiese plattelandse skool in Wagenmakersvallei rapporteer hy ná sy inspeksie as volg: „Daar is 48 kinders. Een of twee kinders skryf taamlik goed; ses het 'n geringe kennis van eenvoudige optel- en vermenigvuldigsomme; vier lees Hollands taamlik vlot; maar met uitsondering van omtrent nog 12 wat uit een Hollandse boek leer spel, *doen die ander niks*...... Ek het die onderwyser gevra hoe ek hulle moes examineer daar hulle geen boeke het nie. Sy antwoord was: As u hulle een vir een neem, kan u hoor hoe hulle spel, hier is die *enigste* boek."

In byna iedere inspeksierapport uit dié dae word melding gemaak van die teenkanting en onverskilligheid van die ouers teenoor die skoolonderwys. Maar kan 'n mens hul kwalik neem as hulle kinders jare op skool bly en net soveel leer as wat hul in 'n paar maande by 'n goeie onderwyser sou leer?

Soos dr. Dale in dié dae daarop gewys het en soos baie belangstellendes in die onderwys in hierdie land ná hom bewys het, het die mense oor die algemeen aan die onderwys geglo. „Ek vind dat wanneer 'n goeie onderwyser aangestel word en die ouers meer hoop op 'n praktiese resultaat koester (dat hul kinders goed leer skryf en lees), die onderwyser dadelik die samewerking van die ouers verkry, en die ouers gewillig is om hul kinders op skool te hou en daarvoor te betaal. Ek dink die fout lê daarin *dat die meeste ouers hulle kinders jaar na jaar skool-toe stuur en vrugte verwag wat hulle nooit sien nie.*" (Ek kursiveer.)

Tot dusver is daar nog min gesê oor die onderwystoestande

in die noordelike provincies. In die grond van die saak was hul geskiedenis net soos dié van die Kaapprovincie, behalwe dat in die twee republieke, die Transvaal en Oranje-Vrystaat, die primitiewe patriarchale lewensstadium en onderwysstadium baie later voortgeduur het. By voorbeeld, in 1877, toe albei provincies reeds definitief 'n begin gemaak het met *staatsonderwys*, vind ons die volgende percentasie kinders van skoolgaande leeftyd (7—14 jaar) vir die provincies (kolonies en republieke) op skool:—

| | |
|---|---|
| Natal | 60% |
| Kaapkolonie | 49% |
| Oranje-Vrystaat | 12% |
| Transvaal | 8% |

Om en by 1891 was die gemiddelde tydperk wat 'n blanke kind op skool deurgebring het, in die Transvaal minder as twee jaar.

Nadat daar eers 'n begin gemaak is met die onderwys in die noorde, het dit met rasse skrede vooruitgegaan. En ook met hul ekonomiese ontwikkeling het dit op dieselfde manier toegegaan. Die ontdekking van goud op die Witwatersrand het die groot stoot daaraan gegee. In die Kaapprovincie was armblankedom vroeg in die jare neëntig reeds 'n voldonge feit—die gevolg van 'n proces wat vir geslagte en geslagte aan die gang was. Hoewel daar in Transvaal, by voorbeeld, voor dié tyd tekens van armoede was, het die proces wat armblankes laat ontstaan het daar waarskynlik eers om en by 1890 in erns begin ten gevolge van die snelle ekonomiese oorgang wat die land deurgemaak het. Oorstromings, droogtes en die runderpes, om nie eens van die Tweede Vryheidsoorlog te praat nie, het dit in Transvaal natuurlik vererger.

In 1898 was daar in die Transvaal uit 'n totaal van 14,702 blanke leerlinge 5,178 (35%) wat as "kinders van behoeftige burgers" staatsondersteuning tot die bedrag van £40,676 ontvang het. Dit het die koste van onderwys vir die staat in Transvaal op £15 3s. 0d. per kind gebring teenoor £3 5s. 0d. in die Kaapkolonie. Ten aansien van die groot uitgawe wat daarmee gepaard gegaan het, was die onderwysstandaard van Transvaalse kinders voor die Tweede Vryheidsoorlog laag. 56.2% van hulle was in Std. I en daaronder in vergelyking met 29% in die Kaapkolonie. Bokant Std. VI was daar 0.3% in Transvaal teenoor 5.6% in die Kaapkolonie. Dit was eers ná 1899 dat die Transvaal en Oranje-Vrystaat hulle deel van die beleid van verengelsing, met al die nadele daaraan verbonde, gekry het. Voor die tyd was die onderwys in Transvaal meestal in die hande van

Hollanders—en ook tot op sekere hoogte vreemd. Die O.V.S. onderwysstelsel het weer byna van die begin af Skotse neigings gehad.

Ná die Tweede Vryheidsoorlog was daar 'n vinnige toeneming in die inskrywings in al die provincies veral in die Transvaal—grotendeels ten gevolge van die instelling van verpligte onderwys, studiebeursstelsels, en (in die Kaapprovincie) Koshuise vir Behoeftige kinders (1917). Met die unifikasie in 1910 het die privincies gesamentlik oor groter financiële bronne beskik as wat altans sommige van hulle tevore gehad het, en dit was oorsaak van 'n groter bedrywigheid in alle vertakkinge op onderwysgebied, soos blyk uit die volgende tabel van staatsonderwys vir die hele Unie.

**Tabel 7.—Groei van Staatsonderwys in die Unie.**

| | 1911-12 | 1915-16 | 1920-21 | 1925-26 | 1930-31 |
|---|---|---|---|---|---|
| Staatsuitgawe in verband met onderwys (Provincies en Unie). | £1,850,000 | £2,500,000 | £6,682,000 | £8,000,000 | £9,850,000 |
| p.c. wat bogenoemde uitmaak van totale staatsuitgawe. | 14.1 p.c. | 17.6 p.c. | 21.9 p.c. | 26.2 p.c. | 27.4 p.c. |
| Getal blanke leerlinge en studente wat onderrig ontvang (Provincies en Unie). | 179,000 | 232,200 | 308,900 | 347,200 | 384,000 |
| p.c. wat bogenoemde uitmaak van totale blanke bevolking. | 14 p.c. | 16.8 p.c. | 20.6 p.c. | 21.2 p.c. | 21.3 p.c. |
| Percent. blanke leerlinge wat onderrig ontvang ná laerskoolstadium. | 6 p.c. | 7 p.c. | 9. p.c. | 13 p.c. | 18 p.c. |

As private inrigtinge ook bygereken word, kry ons (a) 22.5% van die hele blanke bevolking van die Unie, (b) 88% van alle blanke kinders van skoolgaande leeftyd (7—15 jaar) wat vandag (1930) systematiese onderrig ontvang. Hierdie syfers vergelyk baie gunstig by dié van ander lande en word aangegee om aan te dui in hoeverre ons daarin geslaag het om die onderwystekortkomings van 'n paar geslagte terug te oorwin.

## 6. Armblankedom vir die eerste maal as Vraagstuk opgemerk.

Sommige van die vrae wat natuurlik by die navorsers opgekom het was: „Wanneer het die mense vir die eerste keer bewus

geword van die Armblankevraagstuk? *Wanneer is die term „Armblanke" vir die eerste keer gebruik om 'n afsonderlike klas individue aan te dui?"* Dis moeilik om 'n definitiewe antwoord op die eerste vraag te gee. Deur die hele geskiedenis vind ons verwysings na arm mense, na lui mense en mense sonder ondernemingsgees, ens.; maar die eerste direkte verwysing na *'n bepaalde klas mense* het ek teëgekom in inspekteur A. Haldane Murray se verslag oor sy onderwys-opname van die distrikte Jansenville, Willowmore en omliggende dele in 1892. Hierdie verslag is in 1893 in die jaarrapport van die superintendent-generaal van onderwys van die Kaapkolonie gepubliseer. Inspekteur Murray gee so'n goeie beskrywing van die armblanke in die Kaapse distrikte dat 'n mens maklik kan dink dat dit vandag geskryf is in plaas van 40 jaar gelede. Weens die geskiedkundige waarde van sy waarnemings gee ek sy opmerkings hier taamlik volledig aan:—

„Dit sal miskien nie onvanpas wees om sommige van die oorsake wat meegewerk het en nog meewerk om *'n groot klas van armblankes* in die plattelandse distrikte van die Kolonie te skep, op te spoor nie. Natuurlik is daar te allen tye en in alle lande 'n percentasie arm persone ten gevolge van die stryd om die bestaan; en op die oomblik skyn daar geen middel te wees waardeur hierdie ongelyke distribusie van rykdom wat aldus ontstaan het, uit die weg geruim kan word nie. Wanneer die getal armes egter buite alle verhouding styg of wanneer die verhouding groter word, dwing dit ons besondere aandag af. Bowendien is dit in ons geval nie met armoede alleen wat ons te doen het nie; dit is armoede gepaard met toenemende verslegting, rasse-agteruitgang en misdaad.

My opmerkings het nie net op Jansenville betrekking nie, maar op al elf afdelings wat ek gedurende die afgelope jaar besoek het; en terloops kan ek byvoeg dat die klas waarna ek verwys nie net uit een nasionaliteit bestaan nie, maar persone van Hollandse sowel as Engelse afkoms bevat.

*Onverdeelde plase.* Ek is oortuig daarvan dat die gewoonte om 'n plaas in sy geheel aan 'n aantal erfgename na te laat — en hierdie gewoonte is grotendeels te wyte aan die onwilligheid om moeite te doen — een van die vernaamste oorsake van agteruitgang onder die boeregemeenskap is. 'n Plaas word aan 'n halfdosyn seuns en dogters nagelaat. Solank as hulle almaal saamwerk, kan hulle miskien 'n bestaan vind; maar duursame samewerking kan nie verwag word nie. Die karakters van die broers mag verskil, en met die huwelik van die susters word 'n heeltemaal verskillende en soms vyandige element ingevoer. Of as een persoon op die plaas die moeite doen om teen groot koste 'n watervoor vir besproeiingsdoeleindes te maak, kan al die ander mede-eienaars van die plaas dit gebruik, al het hulle niks tot die

koste bygedra nie. Dit moedig luiheid aan en ontmoedig die ywerige persoon. En, omdat ander persone baie selde 'n aandeel in so'n plaas wil koop, kan 'n eienaar wat sy gedeelte wil verkoop dit beswaarlik teen die volle waarde verkoop, met die gevolg dat hy maar aanbly. In sekere gevalle, waar die plaas groot is, ontwikkel dit naderhand in 'n soort dorpie met inwoners wat onder mekaar introu en ontstaan die bykomende euwels van familietrouery. Daar bestaan wel 'n wet wat voorsiening maak dat enige aandeelhouer wat dit wil hê, sy gedeelte op aansoek in die hof kan laat afsny; maar in werklikheid is dit nie so maklik nie, want dit kos baie, en die mense vertrou nie die skeidsregters nie, met die gevolg dat sake maar so voortgaan en die opvolgende geslagte kleiner en kleiner stukkies grond van hul ouers erf. Die koloniale reg is blykbaar teen die gebruik om in te gryp in die manier waarop 'n individu sy eiendom van die hand sit, en tog, as die nadelige gevolge van hierdie stelsel behoorlik besef word, sal een of ander wetgewer dit wel moontlik vind om 'n verandering te bewerkstellig. Maar, as die wet dan nie kan ingryp nie, moet pogings om gesonde openbare mening teen hierdie nadelige gebruik aan te wakker, verwelkom word....

In Langkloof is die plase weer so onderverdeel dat sommige eienaars net 'n paar morg besit — en dit ook maar by wyse van aandeel, sonder kaart en transport vir 'n bepaalde stukkie grond. In sommige gevalle is grond oor en weer verkoop sonder dat transport ooit bygegee is, met die gevolg dat dié nou seker onverkrygbaar is. Soms is die stukkies grond vervreemd, sodat die persoon wat miskien sou probeer het om sy posisie te verbeter, nie geld op verband kan kry nie. *Hierdie onderverdeling van eiendom het verder die ondertrouery van neefs en niggies bevorder*, sodat hulle die gesamentlike eienaars van twee stukkies grond kan word; en in verskeie gevalle is die nadelige gevolge van te veel ondertrouery besonder opvallend.

Ek het meer in 't besonder van Langkloof gepraat, aangesien omtrent 'n derde van al die kinders in dié besondere afdeling daar woon en omdat 'n mens graag sou sien dat families waarvan die voorvaders 'n generasie gelede vooraanstaande persone in die afdeling was, nie ten onder gaan nie. Maar met 'n paar uitsonderings, is my opmerkings ook van toepassing op die wyke Olifantsrivier en Kamnatie.

Daar kan nooit te veel nadruk gelê word nie op die feit dat daar vir 'n jongeling met 'n taamlike goeie opleiding en arbeidsame gewoontes baie kanse in Suid-Afrika is; en tog, afgesien van een of twee seuns wat onlangs onderwysers geword het, bly daar nouliks 'n kind lank genoeg op skool om een of ander professie of beroep by die hand te neem as hy nie die geleëntheid of voorliefde vir boerdery het nie. Op Krakeelrivier woon daar vandag 200 mense op 'n stuk grond wat voorheen een plaas was, en met 'n paar uitsonderings is almaal landbouers. Daar is al vier

jaar lank 'n telegraafkantoor, en tog het niemand in die tans oorbevolkte plek totnogtoe daaraan gedink dat daarin 'n moontlike betrekking vir 'n seun kan wees nie.

*Werk as Skaapwagters.* Namate die grond wat vir bewerking en weiding beskikbaar is, vir elke individu kleiner word, werk onkunde en armoede onderling op mekaar in met die gevolg dat toestande al slegter word. Omdat hul geen opleiding geniet het nie, voel hul dat hul aan die grond gebind is en net dié soort werk moet doen wat hulle van kleins af geleer het. Hulle dink nooit aan 'n ander soort werk nie; en wanneer hulle moet uitvlug om werk te soek, is hulle nie alleen ongeskoolde arbeiders wat natuurlikerwys met die laagste lone tevrede moet wees nie, maar, as hulle gereeld en onafgebroke moet werk, is hulle dikwels ongewillig as gevolg van die afwesigheid van werkgewoontes. In die veeboerderystreke van Jansenville is dit baie opmerklik. Vir skaap- en bokboerdery op 'n klein skaal is daar nie harde of aanhoudende werk nodig nie, met die gevolg dat die skaapboer wat om enige rede sy grond en vee verloor, net tot een soort werk sy toevlug kan neem, naamlik om skaapwagter te wees; en dan moet hy dit doen teen dieselfde loon as wat hy voorheen vir sy Kafferskaapwagter betaal het, d.w.s. rantsoene vir homself en sy gesin, en tien tot vyftien shillings per maand. Daar is weliswaar nog 'n soort werk in Jansenville, naamlik uitroeiing van turksvye; maar omdat dit harder werk meebring, wil hulle dit nie graag doen nie; en as hul dit nog onderneem, is dit as stukwerk en doen hulle dit wanneer en op watter manier hulle lus voel.

*Bywoners.* 'n Klas wat 'n bietjie hoër staan as die skaapwagter is die bywoner wat koring en mielies op die oewers van die Sondagsrivier verbou. Sover ek kan uitvind, wissel hul inkomste af tussen £60 en £75 per jaar. Dié inkomste is egter nie so seker as dié van die skaapwagters nie, aangesien hulle in sommige jare met roes en sprinkane te kampe het. Daar bestaan min twyfel dat hierdie stelsel om vir 'n deel van die opbrings te werk, nie bevorderlik is vir die beste bewerking van die grond nie, maar die gewoonte is so diep gevestig dat dit vir baie jare nog sal aanhou.

*Vroeë Huwelike.* Hierdie mense trou as hulle nog jonk is, en selde word hierdie stap op oordeelkundige wyse gedoen. Ek het net twee of drie mense teëgekom wat nie alleen die gevaar insien nie, maar ook alles in hul vermoë doen om hul kinders 'n behoorlike opvoeding te gee ten einde te verhoed dat hulle ook versink in die moeras waarin so baie om hulle heen reeds verkeer.

*Onderwys.* Die kinders is die hoop van die toekoms; 'n deeglike laerskoolopleiding sal hul blik verruim en daartoe bydra om dié *goddelike ontevredenheid te skep* wat so noodsaaklik is vir die vooruitgang van enige individu of klas, terwyl *vakopleiding* nuwe bane vir hul sluimerende kragte sal open.

*Industrie-onderwys.* In 'n land wat op die duur sy welvaart in die grond moet soek, moet die ekonoom oordeelkundig te werk gaan by 'n poging om die bevolking van die platteland na die stede te trek, waar ambagte die maklikste verkry word. Dit word beweer dat die krisis in Australië grotendeels te wyte is aan die feit dat die stedelike bevolking veels te groot geword het in vergelyking met die plattelandse bevolking. Maar in hierdie land het ons tans net die teenoorgestelde moeilikheid. Ons produceer min blanke ambagsmanne. Weliswaar is daar 'n daaglikse vermeerdering van kleurlingambagslui wat die arbeidsvraagstuk van die boere moeiliker maak omdat hulle na die stede trek. Nie dat die ontwikkeling van bedrewe ambagslui uit kleurlingarbeiders afgekeur word nie — iedere poging in dié rigting is lofwaardig —, maar dit is treurig om te vind dat 'n klas wat voorheen grondeienaars was en deur die natuur met groter begaafdheid geseën is, toelaat dat hul erfenis uit hul hande raak, en versink tot die peil van ongeskoolde arbeiders, terwyl die land hul dienste as bedrewe arbeiders nodig het en 'n groot aantal van hulle hul redding daarin sou vind.

In een afdeling met baie armblankes het 'n vooraanstaande wamaker aan my gesê dat hy nie genoeg blanke leerjongens kon kry nie en kleurlinge moes aanneem. Uit Kaapstad is skrynwerkers ontbied om die houtwerk van 'n winkel te doen in 'n dorp 400 myl daarvandaan, omdat daar op die plek en in die omgewing nie persone was wat dit behoorlik kon doen nie. Die oprigting van vakskole op Kaapstad en Uitenhage is 'n stap in die regte rigting, en tog vrees ek dat dit moeilik sal gaan om genoeg kinders van die arm landbouers vir hierdie skole te kry. Hierdie mense is verknog aan die grond, hul beeste, hulle pondok en die lewe van die hand in die tand. „My kind sal doodgaan as hy so ver weggaan'', is meer as eenkeer aan my gesê, en dit deur mense met groot families wat in die grootste armoede leef. Dis 'n kwessie van vrees vir die onbekende. En tog, as die omgewing waarin hul leef in aanmerking geneem word, is dit nie onverstaanbaar nie. Ek hoop egter om daarin te slaag om 'n paar leerlinge vir bogenoemde vakskole te werf, en miskien sal dit later moontlik wees om vakskole in die afdelings op te rig as daar eers welvarende laer skole is, sodat dit nie nodig sal wees om die kinders ver van hul huise af te neem nie.''

In sy verslag oor die distrik Middelburg (Kaapprovincie) in 1898 verwys inspekteur Murray weer na die onderwys as 'n voorbehoedmiddel om die produksie van armblankes te keer:—

„Ofskoon ek hierbo gesê het dat die getal mense wat werklik arm is, nie groot is nie, kan ek nie te veel nadruk lê op die behoefte aan onderwys in hierdie afdeling as 'n voorbehoedmiddel teen 'n aangroeiende klas verarmde landbouers nie. Plase is in so 'n mate onderverdeel dat die huidige bewoners ook net 'n

enigsins menswaardige bestaan daarop kan vind, en 'n bietjie oorhou om vir die onderwys van hul kinders te betaal. In baie gevalle sal 'n verdere onderverdeling lei tot armoede en dit onmoontlik maak om vir die volgende geslag kinders 'n toekoms te verseker. Sommige van die kinders moet nou, terwyl hul ouers dit nog kan bekostig, in een of ander vak, besigheid of professie opgelei word sodat hulle in die toekoms 'n behoorlike bestaan kan vind."

Inspekteur Murray was een van die inspekteurs wat deur dr. Muir, kort nadat hy in 1892 diens aanvaar het, aangesê was om 'n reeks opvoedkundige opnames deur die Kolonie te maak ten einde die oorsake van behoeftigheid op onderwysgebied te bepaal. Kaarte is opgestel om aan te dui op watter plekke reeds skole was en waar nuwe skole opgerig behoort te word, asook die getal kinders en die koste wat daarmee gepaard gaan. Hierdie opnames is in twintig afdelings gemaak en het van 1893 tot 1899 geduur. Hierdie opnames, en veral dié wat deur inspekteur Murray* gemaak is (uit wie se verslae bostaande uittreksels aangehaal word), is van die mees waardevolle dokumente oor die geskiedenis van die onderwys in Suid-Afrika. Baie praktiese verbeteringsmiddels is aan die hand gegee; en as die onmiddellike aanbevelings aanvaar was, sou 8,530 meer kinders op die platteland in skole gekom het, teen 'n addisionele koste vir die regering van £15,634 per jaar. Maar die uitbreek van die Tweede Vryheidsoorlog het dit onmoontlik gemaak.

Aan die predikante van die Nederduits-Gereformeerde Kerk kom waarskynlik egter die eer toe wat betref die ontdekking van die armblankevraagstuk as sodanig en ook vir die werk wat hul gedoen het om die aandag van die publiek daarop te vestig. Natuurlik was die predikante in noue voeling met die mense; en die kerk was ook die instelling wat die eerste so'n verskynsel sou opmerk. Dit is miskien ook die rede waarom die Nederduits-Gereformeerde Kerk as 'n soort gewete van die Staat in verband met onderwysvraagstukke opgetree het. Byna iedere vooruitstrewende maatreël in verband met die *Staatstelsel* (wat sekulair is) het sy ontstaan daaraan te danke dat die kerk onver-

*Dit is nie onwaarskynlik nie dat Inspekteur Murray heelwat van sy belangstelling en deursig in hierdie vraagstuk te danke gehad het aan sy beroemde vader, dr. Andrew Murray, wat een van die eerste manne in S.A. was wat 'n diagnose van die armblankevraagstuk opgemaak het en wat tewens een van die mees bedrywige helpers van die Onderwysdepartement was om die opvoeding op die platteland te bevorder.

moeid daarop aangedring het; byv., die totstandbringing van inrigtings vir hoër onderwys, van 'n Normaalkollege, van 'n stelsel van verpligte onderwys, koshuise vir behoeftiges, onderrig deur middel van die moedertaal en beroeps- en vakopleiding. Inspekteur-generaal Donald Ross skryf in sy beroemde verslag van 1883 (wat reeds genoem is) as volg: „'n Mens kan veilig sê dat, was dit nie vir die kragdadige samewerking van die Nederduits-Gereformeerde predikante in die weste en in die noorde nie, die openbare skole nou nog so min veld sou gewin het dat hulle net in 'n paar van die grootste dorpe aangetref sou word." In 1892 noem dr. Muir in sy jaarverslag die predikante van die Nederduits-Gereformeerde Kerk „manne wat met onvermoeide ywer in belang van die onderwys werk." In sy bespreking van die Wet op Skoolrade van 1905 het die heer J. X. Merriman (eerste minister van die Kaapkolonie) in die Volksraad hulde gebring aan genoemde predikante met die volgende woorde: „Gedurende die afgelope 20 jaar was die Kolonie groot dankbaarheid aan die Nederduits-Gereformeerde Kerk verskuldig. Die Hollandse predikante was die allerbeste vriende van die onderwys."

Dit is dus nie onnatuurlik nie dat ons in 1893 'n groep van die vooraanstaande predikante van die Nederduits-Gereformeerde Kerk aantref (ds. J. H. Neethling, dr. Andrew Murray, ds. (later prof.) A. Moorrees, ds. B. Marchand en ds. (later prof.) J. I. Marais) wat met 'n manifes voor die dag kom om die openbare aandag te vestig op die armblankedom wat hom as so'n ernstige verskynsel onder die Hollandssprekende gedeelte van die bevolking begin openbaar het. Hulle het duidelik gesien dat die land 'n ekonomiese omwenteling deurmaak en het gewys op die gevaar wat die bestaan van die Afrikaner self bedreig. Hy het begin uitsak in die stryd teen uitlanders wat met die beste moderne wapens toegerus is. Die voorbeeld van Duitsland, waar elke kind minstens sewe jaar moet skoolgaan, is aangehaal. „'n Ingrypende verandering in ons onderwysstelsel is nodig, anders sal ons mense, met 'n skoolopleiding van ses maande, die houthakkers en waterdraers van die nuwe aankomelinge uit Europa word..... Die eerste beginsels van die onderwys wat vir die aanneming nodig is, is nie meer voldoende nie .... Verpligte onderwys moet ingevoer word. Elke kind moet minstens twee of drie jaar skoolgaan."

### 7. Die Opkoms van Industrie-, Beroeps- en Techniese Onderwys.

Ons het reeds daarop gewys dat inspekteur Murray nadruk

gelê het op die noodsaaklikheid van industrie-onderwys as 'n middel om die Afrikaner uit die sleur van onekonomiese landbou te red. Die Nederduits-Gereformeerde Kerk het ook industrie-onderwys voorgestaan as 'n oplossing vir die armblankevraagstuk. Hulle het duidelik gesien dat hy nie as ambagsman met persone wat oorsee opgelei is, kan konkurreer nie, omdat daar feitlik geen georganiseerde middel was waardeur geskoolde arbeiders in hierdie land opgelei kon word nie.

Wat ons in hierdie verband interessant vind is dat op hierdie stadium (d.i. in die jare neëntig) van ons opvoedkundige ontwikkeling *die ekonomiese motief die godsdienstige motief in in die onderwys begin te vervang.*

In die ou dae het die ouers onder invloed van die Kerk uitgeroep: „Zend tog een onderwijser voor de arme jeugd. *God zal hun zielen van ons eischen,* indien wij hen in de diepe onkunde doen voortleven.'' (R.1767/57 Archief, Pretoria). Nou hef die Kerk self die leuse aan van meer vak- en beroepsonderwys as 'n oplossing vir die armblankevraagstuk, sodat ons eie mense 'n ambag kan leer en 'n bestaan kan maak.

Op die Synode van die Nederduits-Gereformeerde Kerk, 1894, het ds. (later prof.) A. Moorrees die volgende mosie ingedien: „Die Synode oorweeg watter maatreëls geneem kan word om die versinkende seksie van die lede van ons kerk uit die gesonke toestand waarin hul geval het, te red en om hul kinders binne die bereik van die openbare of industrieskole te bring.'' Op hierdie Synode is die Kakamas-arbeidskolonie-plan uitgewerk. Dis in 1898 werklik ten uitvoer gebring en is vandag nog die suksesvolste afsonderlike bydrae tot verbetering van verarmde plattelandse bewoners in hierdie land.

Grotendeels op aandrang van die Kerk het die Parlement aandag aan die vraagstuk begin wy. Op voorstel van die Hoogedele Heer J. H. Hofmeyr (Onse Jan) het die Volksraad in 1893 besluit dat daar skole vir armblankes opgerig moet word waarin voorkeur aan handearbeid bo intellektuele onderrig gegee moet word. Bepalinge wat dieselfde jaar aangeneem is, het daarvoor voorsiening gemaak dat „subsidies soos dié wat in die verlede aan Industriële Inrigtings vir Naturelle betaal is, beskikbaar gestel word vir die opleiding van behoeftige en verwaarloosde blanke kinders.'' Hierdie toekennings het £12 per kind per jaar bedra. Die Rooms-Katholieke Kerk het van hierdie kans gebruik gemaak en die „Salesian Institute'' in Kaapstad opgerig. Hierdie inrigting bestaan vandag nog en het vir baie jare uitstekende werk gedoen. Die Nederduits-Gereformeerde Kerk het nou verskeie industrieskole begin. Grotendeels as gevolg van die ondernemingsgees

van ds. D. J. Pienaar is in 1894 'n industrieskool in Uitenhage opgerig. Deur bemiddeling van prof. P. J. G. de Vos is 'n industrieskool met landbou as speciale vak in 1895 in Stellenbosch vir arm seuns opgerig. Hierdie inrigting het nie lank stand gehou nie weens gebrek aan ondersteuning. In 1899 is 'n industrieskool vir meisies in Wellington begin. Hierdie inrigting het later in 'n tehuis vir arm meisies verander. Later is die volgende inrigtings opgerig: Adelaide-industrieskool vir seuns in 1906, Drostdy te Worcester in 1911, Oudtshoorn in 1912. Op Robertson, Montagu, Willowmore en Ugie is vir verskillende tydperke in 'n paar ambagte onderrig gegee.

Altesame het hierdie inrigtings in 1910 vir 272 seuns en 124 meisies voorsiening gemaak.

Ná die Engelse Oorlog is 'n begin gemaak met die oprigting van soortgelyke industrieskole in die Oranje-Vrystaat en Transvaal. Hierdie inrigtings is aanvanklik ook deur die Nederduits-Gereformeerde Kerk ondersteun en het hul ontstaan grotendeels te danke gehad aan die feit dat daar 'n begeerte was om vir die groot getal wees- en behoeftige kinders ná die Tweede Vryheidsoorlog voorsiening te maak.

Die Wet op Gevangenisse, 1911, het aanleiding gegee tot die oprigting van die Heidelbergse (vir seuns) en die Standertonse (vir meisies) industrieskole onder beheer van die Departement van Justisie. Hulle was meer soos verbeteringshuise ingerig. Aan dieselfde Departement is die toepassing van die Kinderbeskermingswet, 1913, toevertrou. In 1917 is hierdie funksies van die Departement van Justisie oorgedra aan die Unie-departement van Onderwys, en onder die toegewyde leiding van die heer Geo. Hofmeyr het die laasgenoemde Departement baie daartoe bygedra om die verbeterings- of strafbeginsel deur 'n suiwer opvoedkundige beginsel te vervang.

Dis nie vir ons nodig om hier meer in 't besonder in te gaan op die ontwikkeling van beroeps- en industrie-onderwys in die vier provincies nie. Ons het hier te doen met *die oorsprong en die motiewe*. Ons moet egter, in die eerste plek, vermeld dat die Provinciale Onderwysdepartemente in die loop van tyd ook aan industrie-onderwys aandag gegee het. Hulle het inrigtings *ad hoc* vir sulke onderwys opgerig en ook hande-arbeid en huishoudkunde in sommige van die gewone openbare skole ingevoer. Die doel van laasgenoemde was opvoedkundig en nie direkte vakvoorbereiding nie. In die tweede plek is in 1925, ten gevolge van 'n nuwe reëling van die financiële betrekkinge tussen die Unie en die provincies, alle beroep- en industrieskole onder beheer van die Unie-departement van Onderwys geplaas. Uit die

volgende tabel vir 1930-31 blyk die huidige omvang van hierdie skole:—

Tabel 8. — Beroeps- en Industrieskole.

| Soort Inrigting | Getal Inrigtings | Getal leerlinge. |
|---|---|---|
| Staatsberoepskole (ambagte, huishoudskole, landbou en handel) | 30 | 1,666 |
| Staatsondersteunde Ambagskole | 2 | 173 |
| Industrieskole (ingevolge Wet op Kinderbeskerming) | 7 | 1,430 |
| Staatsondersteunde Inrigtings of Genootskappe vir Huisvlyt of Huishoudkunde | 4 | 210 |
| Totaal | 43 | 3,479 |

Hoe merkwaardig hierdie vooruitgang ten gevolge van die nasionalisasie van hierdie soorte onderwys ook al is, moet ons onthou dat hierdie getal leerlinge wat industrie- en beroepsopleiding ontvang, minder as 1% van die leerlinge in die gewone laer en hoër skole is.

Ons moet egter daarop wys dat die werk wat deur die agt Techniese Kolleges met hul 4,317 voltydse en 19,397 deeltydse studente (met inbegrip van diegene wat korrespondensiekursusse volg) gedoen word, en deur die 18 deeltydse techniese en handelsklasse met hul 1,944 studente, in sommige gevalle ook direkte beroepsonderwys is. Die eintlike doel van techniese onderwys is die studie van die beginsels wat aan die praktiese beoefening van 'n sekere beroep ten grondslag lê; hoewel die werk wat deur hierdie studente gedoen word, in meeste gevalle van 'n kulturele aard is, ter aanvulling van 'n gebrekkige algemene opvoeding en in hierdie opsig baie soos die soort opleiding is wat in die gewone hoër skole verskaf word.

Ons het natuurlik hier te doen met beroeps- en industrie onderwys, soos opgerig en in stand gehou deur 'n openbare liggaam soos die Staat of Kerk. Daar was van die vroegste tye af altyd gevalle gewees van vrywillige en private opleiding op die ou leerlingskap- of gilde-stelsel. 'n Jong man word op hierdie manier „ingeboek'' by 'n wamaker, of 'n timmerman of 'n boumeester vir 'n seker aantal jare. Gedurende dié tyd gebeur dit dikwels dat hy inwoon by die mense, so lank as wat hy sy ambag leer. Ons vind dit veral in verband met die wa-

makersnywerheid in die Kaapprovinsie op Wellington en in die Paarl. Hierdie tradisie het saam met die Groot Trek noordwaarts gegaan. (Vgl. Ekonomiese Rapport, bl. 137.)

Tegniese onderwys is, soos ons weldra sal sien, wat oorsprong en motief betref, heeltemaal verskillend van industriële onderwys en val dus nie eintlik onder ons oorsig nie.

Die kwessie van die oorsprong van en die motief agter industrie- en beroepsonderwys staan in noue verband met die armblankevraagstuk en moet hier dus uitvoeriger behandel word.

Die eerste feit van belang is dat dit eers in die jare neëntig as 'n vorm van onderwys vir blanke kinders begin is. Reeds in 1855 is deur die ywer van sir George Grey 'n deeglike en in alle besonderhede uitgewerkte stelsel van industrie-onderwys vir *naturelle en kleurlinge* in die lewe geroep. Die doel daarvan was om 'n algemene laerskoolopleiding met industrie-opleiding in die een of ander nuttige ambag te kombineer. Hierdie skole is gesubsidiëer uit fondse wat direk deur die Koloniale Sekretaris in Londen verskaf is, en het nie met die stelsel van openbare onderwys in die Kolonie in verband gestaan nie. By voorbeeld, gedurende die jare 1855 tot 1861 is meer as £46,000 op hierdie wyse toegeken. In 1856 was die toekenning byna £10,000 in vergelyking met toelaes van £10,000 tot £15,000 wat deur die Kaapse regering aan *alle* onderwysondernemings vir blanke en gekleurde kinders toegeken is. Die kontras is opvallend as dit beskou word in die lig van die karige toekennings van £30 tot £80 per skool vir die salarisse van onderwysers en die beperkte eentonige skoolleerplan vir blanke kinders in teenstelling met die industrieskole vir naturelle wat toekennings van honderde ponde per skool ontvang het (byv. in een jaar het Salem £1,050 gekry), en waar die leerplan soveel verskeidenheid omvat het dat onderrig ook gegee is in landbou, handel en ambagsvakke (skrynwerkers, snyers, messelaars, skoenmakers, ens.). Hierdie inrigtings was produktief — byv. die inkomste van een inrigting (Salem) in 1860 was £1,216. Die leerlinge het onder leiding van hul ambagsman-onderwyser die nodige geboue opgerig. Lesseyton het net met die verkoop van skoene £350 gemaak en in een jaar 'n inkomste van £1,029 gehad. In vyf jaar het hierdie inrigtings 151 geskoolde arbeiders geproduseer, waaronder 59 in landbou en 47 vroue in huishouwerk. Hier het ons tekens van 'n bedrywigheid en produksie wat deur die beroepskole vir blankes eers meer as 'n halfeeu later bereik is. In hierdie industrieskole vir naturelle was daar ware voorbereiding vir die lewe—daar het die leerlinge dinge *gedoen*, goedere vervaardig, terwyl die kinders van die skole vir blanke kinders (meren-

deels) gesit-en-niks doen het nie, en dodelik verveel is deur beuselagtighede en die papegaaiagtige opsêery van lesse. En dit bloot omdat die blankes 'n verdraaide opvatting van opvoeding gehad het en hulself beskou het as aristokrate vir wie hande-arbeid en industriële arbeid verlies van status sou meebring. In boekgeleerdheid alleen het hulle hul redding gesoek. Dr. Dale was van plan om by die distrikskole met losiesdepartemente sekere ambagsklasse en landbouklasse te voeg. „Ek het egter ontdek," sê hy in 1879, „dat, toe die distrikskole met losiesafdelings in die lewe geroep is, die boere geneigd was om kwaad te word as aan hulle kinders ambagte geleer word. Hulle kon nie verstaan waarom hul seuns elke namiddag in 'n skrynwerkers- of smidswinkel moes werk nie."

Hierdie sogenaamde ambagsklasse by die kosskole was oor die algemeen nie 'n sukses nie. „Daar was baie moeilikheid," sê ook inspekteur A. N. Rowan (in 1879), „om die seuns te beweeg om hierdie kosskole by te woon om ambagte te leer. . . . Die ambagswerk kon na verkiesing gedoen (of gelaat) word, en aangesien verskeie seuns reeds op gevorderde leeftyd, en dan net vir 'n kort tydjie op skool kom, verkies hulle om al hul tyd aan lees, skryf en somme-maak te bestee, iets wat hul dikwels baie behoefte aan het. Die sukses van die industrie-afdelings hang grotendeels van die persoonlike invloed van die prinsipaal af."

Dat die laaste opmerking juis is, blyk uit die geval van Blaauwvallei-skool, naby Wellington, wat, ofskoon dit 'n plattelandse skool was, 'n groot aantal vooraanstaande Suid-Afrikaners voortgebring het. Dr. Dale sê die volgende oor daardie skool: „Byna al die meubels wat in die klaskamers en in die slaapkamers gebruik word, is deur die skoolseuns self onder toesig gemaak, en die boere wie se kinders in die skool was en daar hulle opleiding ontvang het, het meer as een keer vir my gesê: ‚Dis die regte soort skool. My seun het huis-toe gekom, en ofskoon ek nie oor die ander dinge wat hy geleer het, kon oordeel nie, weet ek dat toe my disselboom gebreek het, hy dit so reggemaak het dat ek kon sien dat hy weet wat hy doen' ".

Hierdie skool was 'n uitsondering. Oor die algemeen het die aristokratiese opvatting van blanke-arbeid die botoon gevoer. Dr. Dale het 'n speciale verslag uitgebring oor industrie-opleiding vir blankes en dit in 1889 aan die Kaapse Volksraad voorgelê. Daar in skryf hy o.a.: „As die blanke ras sy oppermag wil handhaaf, moet die skoolonderrig van die kinders nie alleen van die beste en mees gevorderde standaard wees nie, maar daarna moet die jong koloniste ook systematies opgelei word om enige ambagswerksaamheid *met verstand van sake te bestuur.*

As *toekomstige werkgewers,* opsigters en voormanne moet hulle self praktiese ondervinding hê sowel in die produktiewe nywerhede as in al die ambagte.'' (Ek kursiveer.) Ofskoon hierdie sienswyse andersins gesond is, blyk daaruit tog weer die heersende opvatting van die tyd dat die witman in die nywerhede die baas van naturelle- en kleurling-arbeiders moet wees in plaas van self arbeider te wees.

„In die tyd van die ou Kolonie,'' sê die heer Green, inspekteur van techniese onderwys, onlangs, „was die ambagsmanne hoofsaaklik Maleiers en kleurlinge, wat vandag nog 'n groot percentasie van die Kaapprovincie se ambagslui uitmaak. Die blankes was „base'' of het anders tot die klas professionele mense, kooplui, grondbesitters en boere behoort. Soos 'n ou Kaapse Volksraadslid gesê het: ,Ons is almaal aristokrate.' Messelwerk, pleister-, skilder- en dekorasiewerk, lokomotiewe-skoonmaak (die eerste trap van die leer wat lei na machinis) en baie ander ambagswerk wat vandag deur blankes gedoen word, is as geskik vir kleurlinge en uitlanders beskou, maar nie vir die gebore kolonialer nie. Hulle het, as hulle nie aan die professionele klas behoort het nie, miskien heel natuurlik ook, altyd 'n meer avontuurlike loopbaan soos transportry verkies.''

*Die twee tradisies.* Aan alle onderwys van 'n „praktiese'' aard, soos beroeps-, industrie- en techniese onderwys, lê daar in hierdie land twee tradisies ten grondslag, twee hoofmotiewe wat in twee uiteenlopende rigtings gewerk en soms met mekaar in botsing gekom het.

(a) Die *techniese onderwys* het heeltemaal 'n ander oorsprong gehad as die industrie-onderwys in hierdie land en het ook uit 'n heeltemaal verskillende motief ontstaan. Eersgenoemde het direk as gevolg van die behoeftes van die nywerhede ontwikkel, en daarmee het die Britse en Europese tradisie van 'n goedgeskoolde Europese ambagsman gepaard gegaan. Die eerste pogings tot techniese onderwys is deur ons twee vernaamste nywerhede ondersteun: die spoorweg en die myne, en later ook die landbou. Met die opleiding van seuns is in die spoorweg-werkplase op Uitenhage, Oos-Londen en Soutrivier 'n aanvang gemaak, en omtrent dieselfde tyd (1895) is die Suid-Afrikaanse Mynbouskool te Kimberley begin. Hierdie inrigting is later na die Witwatersrand verskuif, en aan die Suid-Afrikaanse Kollege te Kaapstad is 'n departement van ingenieurswese opgerig. Jong manne kon hulle ook as landmeters bekwaam. Die heer John Davis-Allen, die bestuurder van die Kimberleyse Diamantmynmaatskappy, het al in 1891 besonder veel nadruk gelê op die wenslikheid van techniese onderwys ten einde te voorsien in

die behoeftes van die myne. „Daar is te veel kwaksalwer-myn-ingenieurs,'' het die heer Seymour gesê. „Wanneer die De-Beers-maatskappy 'n goeie man wil hê, laat hulle hom van Engeland af kom, terwyl dit moontlik behoort te wees om hier 'n geskikte persoon te kry.''

Die tegniese onderwys was dus die gevolg van 'n erkenning van die toenemende industrialisasie en kommersialisasie van Suid-Afrika, en van 'n poging om deur middel van 'n soort opleiding wat eerbaar is en waarop nie neergesien word nie, in hierdie behoeftes te voorsien.

(b) Die oorsprong van die motief agter die *industrie- en ambagskole* was weer heeltemaal anders. Hierdie skole het ontstaan as gevolg van armoede, ellende, depressies, oorloë en epidemies.

Hulle is nie deur die nywerhede in die lewe geroep nie maar deur liefdadige instellinge soos die Nederduits-Gereformeerde Kerk. Hulle is opgerig, soos ons reeds gesien het, as 'n middel om die armblankevraagstuk op te los. Hulle is gebore uit liefdadigheid en met die doel om mense op te hef. Die instrukteurs was oor die algemeen meer welmenende en godsdienstige mense as bekwame tegniese vakmanne.

Dit is nie sonder betekenis dat, waar beroeps- en industrie-onderwys in die Superintendent se jaarverslae bespreek is, dit altyd in verband met die „armeblankes'' was; selfs in die finansiële verslae het dit onder dié rubriek geval. Aanvanklik is die arm kinders in hierdie skole opgeneem. Die feit dat hulle vir 'n tyd onder die gevangeniswese geval het en dat kinders wat onder die Wet op Kinderbeskerming gekommitteer is, na industriële skole gestuur is, het die addisionele stigma van agterlikheid of van misdadigheid daarmee verbind, wat in alle opsigte gelykbeduidend was met minderwaardigheid; en dit het die ambagsonderwys tot vandag toe nog nie te bowe kon kom nie.

Die onbevredigende element in verband met hierdie stelsel was, soos die Onderwyskommissie van 1912 dit uitgedruk het: „Vir die kinders van behoeftige blankes wat iets vir die opvoeding van hul kinders kan betaal en wat met sukses teen algehele armoede gestry het, doen die staat niks in die rigting van vakopleiding, wat hul in staat sal stel om die stryd teen veragtering met sukses te voer nie.''

Die Unie-departement van Onderwys het alles in sy vermoë gedoen om hierdie vooroordeel te bowe te kom. Die ambags- en landbouskole vorder losiesgelde, maar meer as 90% van die leerlinge wat hierdie skole bywoon (afgesien van die inrigtings onder die Wet op Kinderbeskerming) is so arm dat hulle nie vir hulle

losies kan betaal nie. Bowendien is daar meer as 60% vertraagde leerlinge in hierdie skole teenoor 12.8% in die gewone laer en hoër skole, as dieselfde maatstaf vir te-oud-heid gebruik word.* Gevolglik kleef die stigma van minderwaardigheid en armoede nog aan hierdie soort onderwys, en dit sal baie propaganda vereis om die publiek te oortuig dat die soort onderwys wat in hierdie inrigtings verskaf word, goed genoeg is vir die bekwaamste en die fatsoenlikste seun of dogter.

In die gewone laer skole, waar soms praktiese onderrig in landbou gegee word, tref 'n mens dieselfde vooroordeel teen sekere soorte handearbeid aan. Die heer Blom, inspekteur van landbou-onderwys in Transvaal, skryf by voorbeeld in 1925 as volg: „In die geval van byna iedere skool waar die onderwyser met behulp van die kinders 'n tuin wou aanlê, het dit gebeur en gebeur dit nog dat ouers boodskappe, min of meer as volg, aan hom stuur: ‚Sê vir die meester dat as hy 'n tuin wil aanlê, hy 'n Kaffer moet huur.' ‚My kinders is nie Kaffers om in die warm son grond om te spit en water te dra nie.' ‚Wat weet die meester van tuinmaak? Ek sal my kinders dit self leer as dit nodig is.' ‚Ek stuur my kinders skool-toe om te leer en nie om te werk nie.' Dikwels het albei ouers na die skool gekom om hulle kinders uit die skooltuin te haal en het hulle taal gebruik wat ons nie hier kan weergee nie.''

Daar bestaan geen twyfel dat dié houding (grotendeels die gevolg van onkunde) vandag onder ekonomiese druk, en ook omdat die publiek beter ingelig is, vinnig aan 't verdwyn is.

As 'n mens die talryke toesprake en verslae oor beroepsonderwys deurlees, kom jy dikwels genoeg die spreekwoord „Arbeid adelt'', teë, maar dit is byna altyd in verband met armblankes gebruik. Dis nooit op die meer bemiddelde klasse toegepas nie. Dit skyn asof daar altyd die bygedagte was: „Werk veredel die armes maar strek die rykes tot oneer.'' Dit is waar dit uiteindelik op uitgeloop het; want, as daar onder laasgenoemdes diegene was wat beroeps- of industrie-onderwys wou geniet, is hulle altyd ontmoedig omdat hulle saam met die uiters behoeftiges, die agterlikes en die misdadigerklasse onderrig moet ontvang.

Hierdie liefdadigheidstradisie was dubbel nadelig. (1) *Dit was nadelig vir die onderwys* en het verhinder dat dit op normale wyse tred hou met die ekonomiese vereistes. (2) *Dit was nadelig vir die nywerhede.* Hoe kan ons verwag dat ons nywerhede en ambagte doeltreffend en florerend sal wees as ons voortdurend die swakkelinge en die gebrekkiges in die ambagskamp ja en die verstandelik en moreel sterkes en gesondes in die kamp waarin die kennis dan om die kennis self nagestreef sou word.

---

* Sien bl. 152 hieronder.

So'n tradisie moes noodwendig *die nasie se ambagte en nywerhede ondermyn,* asook uiteindelik hul vermoë om alle soorte werk te absorbeer.

Die tragiese feit vandag is dat baie seuns en dogters wat in hierdie industrie- en beroepskole opgelei word, nie kan werk kry as hulle klaar is nie. Ek het probeer uitvind wat geword het van die 1118 seuns en dogters wat in die loop van 1931 die industriële, ambag- en landbouskole van die Unie-departement, ná 'n deeglike opleiding vir verskillende soorte werk, verlaat het. Dit het geblyk dat in die geval van industrieskole 37% van die opgeleide seuns en dogters die vak waarvoor hulle hul bekwaam het, beoefen, terwyl 30% in een of ander beroep werksaam is en 33% heeltemaal sonder werk is. Die studente van die beroepskole (d.i. ambag-, landbou- en huishoudskole) het beter gevaar (omdat na die industrieskole al die gekommitteerde kinders onder die Wet op Kinderbeskerming gestuur word, en dit natuurlik moeiliker sal gaan om vir hulle werk te vind). In

**Tabel 9. — Besonderhede omtrent Leerlinge wat die Staats-, Industrie-, Ambag-, Landbou- en Huishoudskole in 1931 verlaat het.**

| Beroepe waarin hul opgelei is. | (a) p.c. wat in hul eie beroep werksaam is. | (b) p.c. wat in ander beroepe werksaam is. | (c) p.c. sonder werk. | (d) Totale getal wat behoorlik opgelei is. |
|---|---|---|---|---|
| | % | % | % | |
| Huishoudkunde | 49.6 | 10.2 | 40.2 | 413 |
| Boerdery | 42.9 | 18.8 | 38.3 | 154 |
| Skrynwerk | 40.9 | 26.3 | 32.8 | 137 |
| Meubelmakery | 62.9 | 20.9 | 16.1 | 81 |
| Smidswerk | 54.5 | 22.7 | 22.7 | 66 |
| Kleremakery | 44.6 | 43.1 | 12.3 | 65 |
| Skilderwerk en Stoffeerdery | 46.8 | 31.9 | 21.3 | 47 |
| Messelwerk | 37.2 | 40.0 | 22.9 | 35 |
| Skoenmakery | 35.3 | 38.2 | 26.5 | 34 |
| Wamakers | 53.1 | 31.3 | 15.6 | 32 |
| Loodgieterswerk | 7.7 | 84.6 | 7.7 | 26 |
| Handel | 57.1 | 14.3 | 28.6 | 14 |
| Bakkers | 0.0 | 90.0 | 10.0 | 10 |
| Kantoorwerk | 100.0 | | | 2 |
| Bekleewerk en Leerwerk | 100.0 | | | 2 |
| Totaal | 46.6 | 22.5 | 30.8 | 1,118 |

G

die geval van die beroepskole oefen 53% die beroep uit waarvoor hul opgelei is, terwyl 17% in ander beroepe werksaam is en 30% werkloos.

Die mate van sukses waarmee hierdie leerlinge in die verskillende ambagte geplaas is, blyk uit onderstaande tabel, wat veelseggende syfers aangee. Die abnormale ekonomiese toestande sedert 1930 het ongetwyfeld plasing baie bemoeilik. Verder moet ook onthou word dat die groot percentasies „sonder werk'' onder diegene wat vir Huishoudkunde en vir Boerdery opgelei is ook insluit diegene wat thuis hulle ouers help met die huishouding en die boerdery. As ons hulle buite ons berekenings laat dan kom die percentasie „sonder werk'' slegs op 18,4%.

Die feit dat die opleiding wat deur hierdie skole verskaf word, min erkenning van die kant van die georganiseerde nywerhede ontvang, maak dit besonder moeilik om vir opgeleide seuns werk te vind. Die rede wat hiervoor aangevoer word, is dat die soort opleiding wat verskaf word, nie van die type is wat deur die groot nywerhede vereis word nie, omdat handewerk daar grotendeels deur machinerie vervang is. Maar 'n mens sou verwag dat 'n seun wat as 'n meubelmaker of skrynwerker opgelei is, in byvoorbeeld, 'n meubelfabriek 'n voorsprong sou hê op die gewone vakleerling wat van nuutsaf alles moet aanleer. In elk geval, daar moet 'n inniger en meer sympathieke samewerking tussen die georganiseerde nywerhede en die inrigtings vir vakopleiding verkry word.

Die techniese onderwys het grotendeels ontsnap aan die stigma van armoede en van minderwaardigheid wat met beroeps- en industrie-onderwys in verband gebring is. Daar moet klasgelde voor betaal word; dis in geen opsig gratis nie. Die studente staan op hul eie bene. Gevolglik het dit 'n baie meer florerende vertakking van die onderwysstelsel geword — in sover as wat getalle 'n aanduiding is.

Maar selfs in hierdie geval moet die handel en nywerheid met minderwaardige produkte tevrede wees. By 'n verstandsopname van die techniese kolleges het dr. Oswald Black in 1930 gevind dat, as gevolg van die toepassing van die „Army Beta''-intelligensietoets, een-derde van die studente aan techniese kolleges onder die norm vir 12-jarige kinders was en net omtrent 1% in die „superieure'' groep geval het. Hierdie syfers is veelseggend as ons let op die feit dat 'n verstandelike ouderdom van minstens 12½ jaar nodig is om Std. VI deur te kom. In die techniese kolleges word die kinders veronderstel om hul algemene skoolkennis uit te brei sowel as om die grondbeginsels van hul ambag te leer. Nogtans het dr. Black gevind dat daar baie

vooroordeel en teenkanting teen hierdie studie is. „Dit was interessant om op te merk,'' sê hy, „dat, waar hierdie vakleerlinge die teenswoordige stelsel van techniese onderwys veroordeel, die meeste van hulle die menings van hul onderskeie voormanne uitgespreek het asof dit 'n gesaghebbende oordeel is.'' Hulle en hul werkgewers beskou die studie van, b.v. Burgerleer, Engels, ens., as nuttelose tierlantyntjies. „Deur hul onsympathieke en onverskillige houding teenoor techniese opleiding oefen hul indirek invloed op die vakleerlinge uit. Hulle gee nie om wat die leerlinge in die Techniese Kollege leer nie, solank as hulle maar net die klasse bywoon (wat hulle verplig is om te doen).... As hulle net 'n bietjie van houding wil verander, sal dit 'n groot invloed op die vakleerling se gesindheid teenoor techniese opleiding uitoefen.''

En eindelik, as gevolg van die enigsins arbitraire ouderdomsgrense deur die Wet op Vakleerlinge vasgestel, verkeer die plattelandse seun, wat weens gebrek aan faciliteite nie vroeg genoeg kon begin nie, in 'n besonder ongunstige posisie. Bowendien is die duur van die leertyd heeltemaal arbitrair en hou dit nie rekening met speciale aanleg of bekwaamheid of gevorderde ouderdom nie. Dit waarborg ook nie dat die vakleerling ná sy opleiding 'n sekere standaard van bevoegdheid bereik het nie. Om te weier om baie van ons veelbelowende plattelandse seuns wat bokant die ouderdomsgrens is, as vakleerlinge in te boek, beteken eenvoudig dat hulle vir altyd ongeskoolde arbeiders moet bly; en onder die omstandighede sal dit vir hulle moeilik wees om nie tot die armblankes te verval nie. In Hoofstuk IV kom ons terug op hierdie vraagstuk.

Die beroep wat die meeste armblankes (sonder sukses) volg, is die landboubedryf; en ons moet dus ten besluite een en ander sê omtrent *die huidige voorsiening vir landbou-onderwys as 'n voorbehoedmiddel teen armblankedom.* Onder beheer van die Unie-departement van Onderwys is daar sewe landbouskole met 'n bietjie meer as 200 leerlinge, wat ná hulle die laer skool deurloop het, nog drie jaar opleiding geniet. Die publiek behoort daartoe opgewek word om meer belang te stel in hierdie type van skool, wat waardevolle werk kan verrig as dit behoorlik ondersteun word. Onder beheer van die Departement van Landbou is daar tans die volgende inrigtings wat nie alleen navorsingswerk in verband met landbou onderneem nie, maar ook deur middel van graad-, diploma-, kort- en vakansiekursusse en deur volksvoorligting landboukennis versprei.

1. *Die Stellenbosch-Elsenburgse Landboukollege* van die Universiteit van Stellenbosch. Hierdie kollege het ontkiem uit

'n landbouskool wat in 1888 op Stellenbosch opgerig is en met **10** studente begin het. In 1898 was daar 31 studente en is dit na Elsenburg verplaas. In 1917 is die Landboufakulteit op Stellenbosch in die lewe geroep, en in 1926 het Elsenburg en Stellenbosch amalgameer.

2. *Glen,* naby Bloemfontein, is in 1914 opgerig maar het eers in 1919 studente gekry. In 1928 is daar by hierdie inrigting 'n skema ingevoer om van die armste seuns van nedersettings, delwerye, plase, ens., as vakleerlinge op te neem. Hulle het naturellewerkers vervang en kon terselfdertyd as knegs opgelei word. Tot op datum is daar omtrent 50 vakleerlinge opgeneem. Die seuns wat van stede en bosbounedersettings gekom het, het nie daarvoor gedeug nie.

3. *Cedara* in Natal is in 1902 opgerig.

4. *Grootfontein* op Middelburg (Kaap) is in 1911 opgerig.

5. *Potchefstroom* is in 1909 opgerig.

In hierdie inrigtings word 'n meer gevorderde type van student opgelei as in die landbouskole van die Unie-departement van Onderwys. Hierdie kursusse is duurder en word dus deur 'n beter klas student bygewoon. In die skole van die Unie-departement van Onderwys betaal min leerlinge losiesgelde.

Die belangrykste prophylaktiese werk teen armblankedom wat die Departement van Landbou doen geskied deur die Voorligtingsdiensafdeling. Vanaf 1912 al het sekere deskundiges in huishoudkunde, oor wol, ens., die land deurreis om die boer en sy vrou van advies te dien. In 1923 is hierdie werk onder 'n afsonderlike voorligtingsafdeling georganiseer met 'n groot personeel bestaande uit: A. *Deskundiges in volle diens*: 34 voorligtingsbeambtes in verskillende distrikte gestasionneer, 9 huishoudkundiges, 14 skaap- en wolbeambtes, 7 pluimveebeambtes, en 'n publikasiepersoneel wat sorg vir die publikasie van *Boerdery in Suid-Afrika,* die *Hulpboek vir Boere, Oeste en Markte,* ens. B. *Deskundiges in gedeeltelike diens*: Hieronder val die lektore aan die verskillende landboukolleges en navorsers op verskillende gebiede, soos byv. aan die Onderstepoortse Veeartsenykundige Navorsingsstasie.

Hierdie voorligtingsafdeling behandel jaarliks 65,000 briewe, maak voorsiening vir 4,300 lesings en demonstrasies in plattelandse distrikte, wat deur 135,000 mans, vroue en kinders bygewoon word. Dit is afgesien van die demonstrasietrein (wat nou nie gebruik word nie), wat vanaf 1924 27 toere onderneem het en alles te same deur omtrent 140,000 mense besoek is. Die afdeling het sowat 300 demonstrasieblokke op verskillende plase in die Unie. Dit organiseer wedstryde tussen 800 seuns in 120 plaas-

skole en het talryke pluimveeklubs in die lewe geroep. Dit het ook jaarliks omtrent 12,000 plase besoek om boere advies te gee. Kortkursusse word in die plattelandse distrikte gereël en deur 1,300 mans en vrouens per jaar bygewoon. Dit verskaf ook rolprentvertonings en uitsaaipraatjies, en sorg vir die organisasie van uitstallings en landboutentoonstellings in verskillende dele van die land.

Op hierdie wyse is die Departement nie alleen besig om die plattelandse bevolking langs praktiese lyne op te voed nie, maar doen dit ook kennis op van die talryke vraagstukke van die boer in verskillende dele van die land, en word dit in staat gestel om sy beleid daarna in te rig.

Ons het die werksaamhede van die Voorligtingsafdeling van die Landboudepartement breedvoerig beskrywe omdat ons dit as dié middel met verreweg die grootste moontlikhede beskou om die lewenspeil op die platteland te verhoog en om terselfdertyd ook die armblankedom in die kiem aan te tas. In die volgende twee hoofstukke sal ons ten eerste die vashoukrag van die skool bespreek, en ten tweede nagaan wat van die seuns en dogters word nadat hulle die skool verlaat.

Uit die gegewens wat in dié hoofstukke verstrek word, sal blyk met watter karige skoolvoorbereiding ons landboubevolking vandag gewapen is om die moeilike en veeleisende boerebedryf aan te pak. Hul enigste hoop lê in een of ander vorm van voortgesette onderrig in die vak deur organisasies soos die Afdeling Volksvoorligting. Een goeie boer in 'n distrik is dikwels van meer nut om boere in die distrik te leer as 'n hele aantal voorlesings. Om 'n beginsel in die praktyk toegepas te sien het baie meer waarde as blote mondelinge voorligting. Ons plattelandse bevolking is konserwatief en geneig om aan verouderde methodes vas te kleef. In 1879 het dr. Dale melding gemaak van die „aansienlike mate van vooroordeel onder die ouer geslag boere teen wetenskaplike boerdery. Die opmerking word dikwels gehoor: ‚So en so is 'n besonder wetenskaplike boer en gevolglik altyd op die rand van bankrotskap'.'' Enige persoon wat so nou met die boerebevolking in aanraking gekom het as ons, sal op hoogte wees van die menigte stories ten koste van die „expert''. Met die verhoging egter van die algemene onderwyspeil onder die bevolking sal sulke vooroordele geleidelik verminder, want mense sal meer lees. Hulle sal meer wetenskaplik teenoor vraagstukke staan. Hulle sal soek na oorsake, gegewens weeg, en vraagstukke in hul onmiddellike omgewing oplos.

*Om suksesvol te wees moet hierdie vorm van voortgesette onderrig deur middel van landbou-voorligtingswerk in nouer*

*verband staan met ander opvoedkundige inrigtings in hierdie land — veral met die laer en hoër skole.*

In verband hiermee tref ons eindelik 'n groot swakheid in ons onderwysstelsel aan, wat veral gedurende die afgelope twintigtal jare die doeltreffendheid van die pogings wat deur die onderwys aangewend is om die ekonomiese standaard van die bevolking te verhoog, baie verminder het. Ek verwys hier na die dualisme wat daar in ons staatsliggaam bestaan. Die landsregering wat die ekonomiese beleid van die land deur middel van sy wetgewende en administratiewe maatreëls in verband met die nywerhede, arbeid en landbou bepaal, het absoluut niks te doen met die opstel van 'n beleid vir die opvoeding van die meeste van die burgers nie. Dit is gedeeltelik die rede waarom so'n groot gedeelte van ons onderwys hom so min aanpas by die ekonomiese behoeftes van die land — (soos ons in die volgende hoofstukke sal sien). Dis 'n belangryke feit dat sedert 1910 die Unie-regering sig verplig gevoel het om geleidelik die landbou-, techniese-, industrie-, beroeps- en speciale onderwys oor te neem, ten einde dit meer in ooreenstemming met sy ekonomiese en sociale beleid te bring. Dit was ook die geval in die Verenigde State van Amerika. Daar is die onderwys uitsluitend die taak van individuele State; maar die invoering van die Smith-Hughes- en Smith-Lever-wette het duidelik aangetoon hoe erg die landbou- en vakonderwys verwaarloos was, en dat die Federale regering in belang van die nasie nie kon toelaat dat sulke belangryke sake in verband met die ekonomiese lewe van die land aan die grille van individuele State oorgelaat word nie. Ofskoon dit nie die beheer van hierdie vorme van onderwys oorgeneem het nie, het dit, by voorbeeld deur middel van ruime toelaes, daarin geslaag om die landbou-onderwys deur die hele land in 'n voorheen ongekende mate te bevorder.

Die tragiese in verband met die Suid-Afrikaanse toestand lê egter daarin dat ofskoon die nasionalisasie van hierdie soorte onderwys vir die land van groot waarde was, dit 'n byna onoorbrugbare kloof geskep het tussen die sogenaamde nuttige, praktiese of vakonderwys aan die een kant en die sogenaamde algemene of kulturele onderwys wat in die laer en hoër skole gegee word, aan die ander kant. Laasgenoemde val onder beheer van die vier provinciale departemente, wat elk sy eie stelsel het. Die gevolge van hierdie administratiewe dualisme is veral vir die arm kind noodlottig en vir die kind wat nie die bekwaamheid besit vir die studie van dié skoolvakke wat die vermoë om abstrak te kan dink vereis nie. Dit sal die natuurlikste vir so'n kind wees om oor te slaan na meer praktiese vakke

waarin hy, indien hy nie werklik vir een of ander vak of ambag opgelei word nie, tog die genot van prestasie kan smaak deur iets met sy hande te doen— deur iets van waarde te vervaardig— wat hom in staat stel om sy selfrespek te behou en die moed sal gee om die lewe te trotseer.

Onder die bestaande stelsel is so'n oorgang van een soort studie tot 'n ander besonder moeilik. Die gebrek aan beroepsleiding in die laer skool, deur middel waarvan 'n seun net voor of net ná voltooiing van die laer skoolkursus 'n insig kan kry in die ander onderwysfaciliteite wat daar bestaan, het meegebring dat die armer en minderbegaafde seun 'n algehele mislukking word. Hy verlaat die laer skool en begin die lewe ongewapen eenvoudig omdat hy onbewus was van die ander faciliteite wat vir hom beskikbaar is. Hierdie gebrek aan eenheid (nie eenvormigheid nie) in ons onderwysstelsel bewerk 'n groot onheil vir die ganse Suid-Afrika, veral in soverre dit die potensiële of die werklike armblanke raak. Dit sal uit die volgende hoofstukke duidelik blyk.

Toe hierdie verdeling in die stelsel gekom het, (1924) het prof. F. Clarke as volg daaroor geskryf: „Die poging wat ons aangewend het om die onverdeelbare te verdeel, sal ons nog duur te staan kom. 'n Ware Salomosoordeel! Eers neem ons die kindjie en sny die kop af; dit noem ons *hoër* onderwys en gee dit aan die Unie, terwyl die provincies die lyf kry. Dan sny ons dit, op grond van die feit dat die kind blykbaar hongerly, middeldeur en gee die een arm en been met 'n stuk sy aan die Unie as „vakonderwys'' en laat die ander stuk lyf by die provincies bly. 'n Besonder lae soort wurm sal miskien ná so'n behandeling nog leef; nie 'n fyngevoelige geestesorganisme soos 'n onderwysstelsel nie.'' — (Cape Times: 24 November 1924, — vertaling van die oorspronklike).

## HOOFSTUK III.

## DIE VASHOUKRAG VAN DIE SKOOL EN ARMOEDE.

Die onderwys het in die verlede baie van sy krag as 'n voorbehoedmiddel teen armblankedom verloor ten gevolge van twee feite:

(a) dat die mense nie genoeg onderwys ontvang het nie, m.a.w. dat hulle op 'n baie lae peil van opvoeding uit die skool gegaan het; en (b) dat die onderwys, hoeveel of hoe min hulle ook daarvan het, *nie van die regte soort* was om hulle te vrywaar teen ekonomiese en sociale agteruitgang nie.

In hierdie hoofstuk wil ons alleen by (a) bepaal, met ander woorde ons wil 'n antwoord vind op die vraag:

### 1. Hoeveel kinders verlaat jaarliks die skool en op watter stadia van skoolontwikkeling.

(a) In die algemeen:

Hierdie vraag skyn eenvoudig dog baie fundamenteel te wees, en 'n mens sou verwag dat die antwoord hierop een van die vernaamste feite sal wees wat onderwys-autoriteite jaarliks in hulle rapporte aan die volk voorlê; en tog, toe ons met hierdie ondersoek drie jaar gelede begin het en 'n antwoord op hierdie elementaire vraag gesoek het, kon ons statistieke oor hierdie punt in die rapporte van geen een van die onderwysdepartemente vind nie. Weliswaar het in die laaste paar jaar die Direkteur van Onderwys in die Oranje-Vrystaat en die Superintendent-Generaal van Onderwys van die Kaapprovincie aandag aan hierdie belangryke vraagstuk begin wy, maar hulle het geen syfers gegee van die werklike getal leerlinge wat die skole van hulle provincies op die verskillende stadia van die skoolonderwys verlaat nie. Ons het ook onlangs gevind dat daar hier en daar 'n plaaslike jeugraad en ook 'n paar inspekteurs nagegaan het hoeveel kinders die skole binne hulle gebied ná St. VI verlaat het. Maar hierdie gegewens is beperk tot klein gebiede. Hoewel dit verblydende tekens is dat daar 'n paar mense is wat onder die besef van die druk van huidige ekonomiese toestande oor hierdie sake in die laaste tyd begin na te dink, bly die feit tog staan dat ons in Suid-Afrika vir al die

**Grafiek 1. — Wat toon hoeveel kinders uit elke 100 wat begin skool gaan, die verskillende standerds deurkom.**




jare tevrede was om met ons onderwysstelsels voort te gaan sonder dat iemand ooit geweet het hoeveel kinders elke jaar die skole van ons land verlaat. Geen algemene prentjie is nog ooit voor die land (of selfs voor 'n provincie) opgehang omtrent wat nou werklik die jaarlike produksie van sy skole is nie.

Omtrent wat van die kinders word wat die skool op al die verskillende stadia verlaat, heers daar skynbaar nog groter onkunde en onverskilligheid. Maar hierdie punt behandel ons in die volgende hoofstuk.

In die afwesigheid van statistieke oor hierdie punt, het dit ons heelwat moeite gekos om precies te bepaal wat die vashoukrag is van die skool op die kinders wat daarheen gestuur word om vir die lewe voorberei te word. Soms kon ons slegs op 'n indirekte manier 'n berekening maak en dan ook maar by benadering. Hierdie berekenings is egter van alle kante gekontroleer deur direkte gegewens verkry van die skole deur middel van uitgebreide opnames van verteenwoordigende skole in alle dele van die land, en baie sorg is daaraan bestee om sover moontlik *'n betroubare* weerspieëling van die werklike toestande te gee.

Eers sal ons probeer om 'n prentjie op te hang van die land in sy geheel ten einde 'n norm te hê (Sien Grafiek 1.), en daarna sal ons oorgaan tot 'n bespreking van die wisselwerking tussen armoede en die vashoukrag van die skool.

In November 1930 was daar 349,000 blanke leerlinge in die laer en hoër skole van die vier provincies. Volgens my berekening verlaat ongeveer 35,000 kinders die provinciale skole per jaar. Van hulle het 8.5 percent (d.i. 3,000) die skool al finaal verlaat voordat hulle St. IV deur was. 44% (d.i. 15,500) het die skool verlaat voordat hulle St. VI deurgekom het. As ons dié wat na beroepskole gaan, aftrek, dan vind ons dat 23,000 (d.i. 66% van die wat uit die skool is) nie verder as Std. VI in enige skool studeer het nie. 19,500 (d.i. 56%) besit ten minste 'n St.-VI-certifikaat. 8,000 (d.i. 23%) besit ten minste 'n St.-VII-certifikaat. 5,800 (d.i. 16.6%) besit ten minste St. VIII, terwyl 2,700 (d.i. 7.7%) die wêreld met 'n Matrikulasie-certifikaat ingaan en 2.7% na die Universiteit gaan. Met ander woorde, 83.4% van ons kinders verlaat die skool sonder die Junior-certifikaat (St. VIII), 92.3% behaal nooit Matrikulasie nie, en 97.3% gaan nie na die Universiteit nie. In die verlede was die eliminasie natuurlik veel groter.

Die grootste eliminasie vind natuurlik plaas tussen die laer en die hoër skool. Kyk ons alleen na *die hoër skool*, dan vind ons dat van elke 100 kinders wat St. VI deurkom, slegs 41 in St. VII, 29.5% in St. VIII, en 13 in Matrikulasie slaag, terwyl 4.5 na die Universiteit gaan.

Die onderwyspeil van die kinders wat die skool verlaat, kan ook as volg gestel word:—

Tabel 10.

| |
|---|
| Van die 35,000 wat jaarliks die skool verlaat, is daar |
| 3,000 (8.5%) sonder 'n St.-IV-certifikaat. |
| 15,500 (44%) sonder 'n St.-VI-certifikaat. |
| 11,500 (33%) wat net St. VI besit, maar niks meer nie. |
| 2,200 (6.3%) wat net St. VII besit, maar niks meer nie. |
| 3,100 (9%) wat net St. VIII besit, maar niks meer nie. |
| 2,700 (7.7%) wat St. X besit. |

Die berekening van hierdie syfers is gebaseer op die ouderdom-standerd-distribusietafels van al vier die provincies vir die laaste twaalf jaar, gekontroleer deur gegewens direk van omtrent 2,000 verteenwoordigende skole in die Unie verkry, waaruit ons kon bepaal: (a) hoeveel leerlinge in elke standerd druip, (b) hoeveel 'n standerd oorslaan, en (c) hoeveel die skool finaal verlaat.

Die eliminasie van kinders wat aan sterfte en emigrasie te wyte is, het ons buite rekening gelaat daar die aantal onbeduidend klein is (minder as .1 percent).

Die formules* waarvolgens hierdie berekenings gemaak is, is gebaseer op die beginsel dat die meeste van die kinders wat in een besondere jaar (b.v. in 1922) in St. II was, die volgende jaar (1923) in St. III te lande gekom het. Die St. III van 1923 is natuurlik saamgestel uit die kinders wat St. II van die vorige jaar (1922) deurgekom het, plus dié wat St. II van hierdie jaar (1923) oorgeslaan het, plus dié wat St. III van die vorige jaar (1922) gedruip het, en moontlik nog 'n klein klompie wat uit die St. III van 1921 nog daarin sit omdat hulle tweekeer gedruip het. *Mutatis mutandis* is die ander standerds vir die volgende jare op dieselfde wyse saamgestel. By die vroeër standerds moes ons egter 'n klein korreksie aanbring aangesien sommige kinders vir die eerste keer by die skool aansluit by Stds. I of II of III, daar hulle waarskynlik hulle aanvanklike onderwys privaat ontvang het. Die aantal wat ná St. III so nuut aansluit, is onbeduidend klein.

As ons die ouderdomstafels alleen in aanmerking neem, is dit minder ingewikkeld om die globale *eliminasie tussen die verskillende leeftye* vas te stel, omdat kinders nie hulle verjaardae kan druip of oorslaan nie. 'n Studie van hierdie tafels wys b.v. uit dat die skole van die Unie in 1929 31,000 kinders van 14 jaar oud gehad het, en in 1930 25,000 van 15 jaar. Tussen

* Sien volgende bladsy: Voetnoot.

14 en 15 jaar oud was die eliminasie dus 6,000. Ons het ook uitgevind dat dit voor 14-jarige leeftyd omtrent 3,000 was. Daar verlaat dus jaarliks 9,000 kinders die skool voordat hulle 15 jaar oud is. Ons het ook bereken dat omtrent 20,000 die skool verlaat voordat hulle 16 jaar oud is. As ons die paar kinders wat moontlik onder 12 St. VI maak en dan die skool verlaat, buite rekening laat, kan ons die gevolgtrekking maak dat *indien die onderwys vir alle blanke kinders verplig gestel moes wees tot op hul sestiende verjaardag, afgesien van die skoolstanderd wat hul deurgekom het, daar 20,000 meer kinders op die skool gehou sal word.* Dit sou 'n veel meer bevredigende grens vir verpligte onderwys wees, omdat 'n mens dan meer waarskynlik die kinders wat skrander en jonk is, en wat derhalwe meer waarskynlik baat sal vind by voortgesette onderwys, sal behou, as wanneer as alternatief 'n standerd as grens ook gestel word, soos dit vandag die geval is.

As ons egter die getal kinders wat die skool verlaat, volgens *standerds* wil bereken, dan is die formules meer ingewikkeld.*

Hierdie syfers is 'n weerspieëling van die toestand in al vier die provincies tesaam. Om hierdie berekening vir elke provincie afsonderlik te maak, sal 'n mens die immigrasie in een provincie uit 'n ander aanmerking moet neem—nogal 'n aansienlike faktor in die laaste tyd, b.v. tussen die Oranje-Vrystaat en Transvaal.

Die provincies verskil onder mekaar wat betref die vashoukrag van hulle skole. Die Oranje-Vrystaat behou die grootste

---

* Ons weet b.v. hoeveel kinders daar in 1923 in St. III was, en hoeveel in 1924 in St. IV, en so voort vir al die jare en standerds tot vandag. Om dus vas te stel wat die eliminasie, E, van kinders uit die skool tussen die standerds III (1923) en IV (1924) was, het ons die volgende formule gebruik:—

E(III—IV)(1923 — 24) = [N II(1922) — F II(1922) + S II(1923) + F III(1922) + F III(1921)/10 + x III(1923) ] — [N III(1923) — F III(1923) + S III(1924) + F IV(1923) + F IV(1922)/10]

N = aantal kinders in 'n standerd (b.v. N III(1923) = aantal leerlinge in St. III in 1923).

F = aantal druipelinge in 'n standerd.

S = aantal wat 'n standerd oorslaan.

x = die aantal kinders wat in daardie jaar nuut aangesluit het by die skool en in daardie standerd geplaas is.

Op dieselfde manier kan *mutatis mutandis* die eliminasie tussen elke twee van die ander standerds ook bereken word.

**Grafiek 2. — Vashoukrag van die skool in die vier provincies (a) percentasie leerlinge in skool bo Standerd VI, (b) percentasie leerlinge in skool bo Standerd VIII. (Gemiddelde van die laaste 8 jaar).**




percentasie in sy sekundaire skole; dan kom die Kaapprovincie, dan Natal, en Transvaal is laaste. Sien grafiek 2. Hoewel die Kaapprovincie op een na die hoogste staan en 'n betreklik bevredigende vashoukrag vertoon, is die Superintendent-Generaal van Onderwys van daardie provincie hoegenaamd

nie tevrede met die toestand nie. Hy noem in sy jaarrapport van 1930 hierdie snelle afneming in die getal leerlinge ná St. VI „onrusbarend,'' en vervolg: „Dat so 'n groot getal leerlinge nooit die sekundêre skool bereik nie, of slegs een of twee jaar daarin deurbring, moet tot besorgdheid stem in 'n land waar 'n algemene hoë peil van onderwys en opvoeding vir die blanke so 'n lewenssaak is.''

Die syfers wat ons in Grafiek 2 voorstel, is gebaseer op die gegewens van die vier provincies van die jare 1923-1930. Die syfers van ag jaar gee 'n meer betroubare vergelyking as dié van slegs een jaar omdat daar van jaar tot jaar skommelinge in die percentasies kom. Dit stel voor: (a) die percentasie wat die aantal kinders in die sekundaire skool (d.i. almaal bo St. VI) uitmaak van die totale skoolbevolking, en (b) die percentasie wat aangaan na die meer gevorderde sekundaire onderwys, d.i. wat bokant St. VIII is.

In Grafiek 3 sien ons die groei van jaar tot jaar van die percentasie sekundaire skoolkinders in die verskillende provincies.

Die styging van die percentasie van die Vrystaat gedurende die laaste vyf jaar is in 'n groot mate fiktief omdat sy totale skoolbevolking, wat die deler by die percentasieberekening uitmaak, relatief konstant gebly het. As ons alleen die aantal sekundaire skoolkinders van 1930 neem en bereken met watter percentasie dit sedert 1923 vermeerder het, dan vind ons dat die kinders in die sekundaire skole in Transvaal met 16.01%, in Natal met 15.31%, in die Kaapprovincie met 8.14%, en in die Oranje-Vrystaat met 4.14% vermeerder het sedert 1923.

Hoewel Grafiek 3 dus nie 'n juiste weerspieëling van die *groei* op die gebied van die sekundaire onderwys is nie, dui dit, sowel as die vorige grafiek, duidelik die algemene posisie aan wat betref die relatiewe vashoukrag van die skole van die verskillende provincies.

Die daling wat ons ná 1923-24 opmerk, is toe te skrywe aan die feit dat die Unie-Departement van Onderwys eers die techniese skole en later die beroepskole oorgeneem het. As gevolg daarvan is die leerlinge van hierdie skole nie meer getel onder dié van die provinciale skole nie. Van 1926 is daar weer 'n gestadige toeneming.

Die vraag ontstaan dadelik: *waarom is dit dat die Oranje-Vrystaat so hoog staan en die Transvaal so laag?* Op die sekundaire skole van die Kaapprovincie en van Natal moet die kinders skoolgeld betaal en tog is die percentasie soveel hoër as dié van die Transvaal, waar die sekundaire onderwys nie

**Grafiek 3. — Percentasie van skoolkinders bo Standerd VI in die vier provincies in elk van die jare 1923 — 1930.**




alleen gratis is nie, maar waar daar ook verreweg die grootste somme geld per leerling aan sekundaire beurse deur die Departement gespandeer word. (Sien Hoofstuk VII oor *Gratis Onderwys en Afhanklikheidsgees*). Waarom is dit? Die saak is ingewikkeld, en dit is nie maklik om somaar dadelik en met seker

heid die oorsake van hierdie toestand te bepaal nie. Tog wil ek dit waag om 'n paar moontlike oorsake te noem.

Dit kan aangevoer word dat die onderwysstelsel van die Transvaal jonger is, en dat daar derhalwe, vernaamlik op die platteland, nog pionierstoestande heers. As dit alleen die oorsaak was, sou ons verwag dat in stedelike gebiede, b.v. op die Rand en in Pretoria, die percentasie hoog sal wees. Dit is slegs 8%, in vergelyking met 11.81% vir stedelike gebiede in die Kaapprovincie, en omtrent 16.8% vir die hele Suidelike Oranje-Vrystaat, wat Bloemfontein insluit.

Dus skyn dit of daar alleenlik in die voorsiening van geleënthede vir sekundaire onderwys nie 'n voldoende verklaring te vind is nie. Trouens, die Transvaal het nie alleen die mees liberale beursstelsel nie, maar is ook voorsien van goedtoegeruste hoër skole, wat by dié van g'n ander provincie agterstaan nie; en tog staan die getalle van die Transvaal die laagste. Dit kan wees dat die feite, dat in die Oranje-Vrystaat hoofsaaklik plaaslik voorsiening gemaak word vir beurse; dat daar koshuise in verband met feitelik elke dorpskool is; dat die dorpskole baie met mekaar wedywer om getalle hoog te hou, en dat daar gevolglik baie plaaslike belangstelling is, ens.—almaal daartoe bydra dat die Oranje-Vrystaat so 'n groot percentasie van sy skoolbevolking op die sekundaire skool behou. Dit skyn aan die ander kant egter grotendeels ook 'n kwessie te wees van *tradisie*. Dit is in die Kaapprovincie en in die Oranje-Vrystaat waarskynlik meer *in die mode* om na die sekundaire skool te gaan as in Transvaal en Natal.

In die Kaapprovincie, wat die oudste provincie is, het die sekundaire onderwys 'n sterker tradisie as in die jonger pionierprovincie, die Transvaal. Beide die Kaapprovincie en die Oranje-Vrystaat het hierdie tradisie grotendeels te danke aan Skotland (onder die invloed waarvan hulle vir jare gestaan het), waar die geloof in die onderwys sterk is en die opofferings wat mense selfs op die platteland vir die gevorderde onderwys van hulle kinders maak, groot is.

Hierby moet egter 'n ander feit in aanmerking geneem word. In die betreklik ryker provincies soos Natal en Transvaal is daar meer winsgewende werk vir seuns onmiddellik ná hulle die laer skool deurloop het; en baie het 'n taamlike betalende heenkome gevind, vernaamlik in die groter stede (soos op die Rand en in Durban) sonder die bykomende kwalifikasie van 'n sekundaire skoolopvoeding. 'n Aansienlike aantal seuns in die stede woon klasse in die techniese skole by. Hulle is nie hierby inbegrepe nie.

*Die belasbare inkomste per hoof van die blanke bevolking* van die vier provincies is as volg: —

*Per hoof van die blanke bevolking.*

| | |
|---|---|
| Natal .... .... .... | £49.4 |
| Transvaal .... .... | 37.7 |
| Kaapprovincie .... | 28.1 |
| O.V.S. .... .... .... | 22.4 |

Hoewel die Oranje-Vrystaat in vergelyking met die Kaapprovincie en Transvaal minder armblankes opgelewer het en ekonomies meer homogeen is, is die Oranje-Vrystaat nie 'n ryk provincie nie. Boerdery is feitlik die enigste vername bedryf, en daar is in vergelyking met Transvaal en Natal minder kanse vir werk van 'n betalende aard vir opgeskote seuns. Gevolglik kan 'n mens sê dat baie kinders in die Oranje-Vrystaat en in baie dele van die Kaapprovincie, na die hoër skool gaan omdat hulle niks anders te doen het nie. Skoolgaan is in die mode. Die Oranje-Vrystaat het egter dié voorsprong bo die Kaapprovincie dat die ouers daar nie skoolgeld hoef te betaal vir die mode soos in die Kaapprovincie nie.

In stedelike gebiede, soos b.v. op die Rand, vind ons dat daar in tye van depressie groter getalle in die hoër skole te vind is as in tye van voorspoed. Nie alleen is daar minder werkkanse vir opgeskote seuns in tye van depressie nie, maar die mense besef dan ook dat in die toekoms 'n seun met hoërskoolkwalifikasies 'n voorsprong sal hê bo een wat net St. VI het.

In die laaste instansie word die hoër skool besoek hoofsaaklik om rede van die ekonomiese waarde van 'n certifikaat as 'n *toegangsvereiste* om 'n „job" te kry, en nie weens die geloof dat daardie type van onderwys inherente waarde vir die individu in sy lewensstryd het nie. Dit skyn 'n ernstige beskuldiging teen die onderwysstelsel te wees; maar uit die getuienis wat ons voor ons het, kan ons nie anders as tot die konklusie kom dat die meeste kinders ná die verpligte stadium die skool verlaat omdat hulle (of altans hulle ouers) nie glo dat hulle werklik tasbare voordeel trek uit daardie type van onderwys nie.

(b) Ten opsigte van armoede:

Die volgende vraag is *watter rol speel armoede in verband met die vashoukrag van die skool?* Slaag die skool daarin om die kind uit 'n arm omgewing net so lank te hou as die kind

H

uit 'n welgestelde omgewing? Indien daar 'n verskil is, hoe groot is die verskil?

Dit sou natuurlik vir ons moontlik wees om uit ons studie van individuele gevalle dramatiese voorbeelde te soek waardeur ons byna enigiets kan bewys. Dit sou egter nouliks wetenskaplik wees. Ons het dus probeer om 'n deursnee-prentjie van die toestand in die hele land te kry, en om daarby die saak van so veel kante as moontlik te belig.

Om dit te kan doen was daar 'n uitgebreide opname nodig. Ons kon nie in die beperkte tyd al die skole van die Unie ondersoek nie. Ons het egter 'n goeie monster van al die skole in die Unie geneem. Met die hulp van die skoolinspekteurs is daar op dié manier gegewens van 'n groot aantal verteenwoordigende skole in die Unie ingesamel. Die basis waarop die skole uitgekies is, om seker te maak dat hulle verteenwoordigend is, is in Hoofstuk I beskryf. Hier ook is met die hulp van die inspekteur van elke kring die skole in drie hoof-klasse verdeel volgens die ekonomiese toestand van die meerderheid van die ouers wat kinders in daardie skole het:—

A. Meer of min gegoede of welgesteld.
B. Ekonomies gemiddeld.
C. Ekonomies swak, of arm.

By die klassifiseering moes die inspekteur die algemene ekonomiese toestand van sy omgang as maatstaf neem.

(i) Eliminasie volgens Standerds.

Op die vorms moes die onderwysers invul die aantal leerlinge wat *finaal opgehou het met skoolgaan* (i) ná voltooiing van die volgende *skoolstanderds:* II en onder, III, IV, ens., tot X onderskeidelik; en (ii) ná hulle die volgende *leeftye* onderskeidelik bereik het: onder 12, 12, 13, ens., tot ouer as 18. Ten einde verwarring te voorkom met kinders wat die skole verlaat het om na ander skole te gaan, is 'n aparte rubriek daarvoor afgesonder. Die onderwysers kon die gegewens vir jare terug ook aangee. Sommige onderwysers het hiervan vir die laaste 20 jaar aantekening gehou, en dit was interessant om te sien hoe die vashoukrag van 'n individuele skool met die loop van jare gegroei het, of in sommige gevalle verswak het. Ek gee hier alleen die gegewens van een jaar, 1929, aan, wat die volledigste behandel is. Ten einde seker te maak van die betroubaarheid van die syfers is alle vorms wat enige tekens van onbetroubaarheid vertoon, opsy gesit. Gevolglik kon ons wat hierdie punt betref, alleen die gegewens van 'n bietjie meer as

helfte van die skole se vorms gebruik. Die tabelle is te groot om die syfers vir alle standerds hier ten volle soos ek hulle uitgewerk het, aan te gee. Ek gee dus alleen 'n paar opsommings. Die percentasies is gebaseer op 'n ondersoek van oor die 20,000 kinders wat die skool verlaat het.

**Tabel 11. — Percentasie leerlinge wat finaal opgehou het met skoolgaan op verskillende stadia van hulle laerskoolloopbaan tot en met voltooiing van St. VI (bereken uit die totaal leerlinge wat die skool finaal verlaat).**

| Ekonomiese toestand van Omgewing. | K.P. | Natal | Transvaal | O.V.S. | 4 provincies |
|---|---|---|---|---|---|
| | % | % | % | % | % |
| A. Goed | 33.8 | 9.7 | 50.1 | 40.0 | 40.2 |
| B. Gemiddeld | 64.9 | 73.3 | 79.6 | 59.0 | 70.8 |
| C. Swak (Arm) | 93.1 | 88.6 | 91.3 | 82.6 | 91.1 |
| Totaal | 60.5 | 66.3 | 74.0 | 60.1 | 65.0 |

Ons het die voltooiing van Std. VI as 'n grens geneem omdat dit die standerd-grens vir verpligte skoolbesoek is. Volgens Tabel 11 het 65% van diegene wat die skool verlaat uitgegaan sonder om verder as St. VI te leer. Party van hierdie 65% (totaalsyfer) is uit die skool met slegs 'n St. III- of 'n St.-IV- of 'n St.-V- of 'n St.-VI-certifikaat onderskeidelik omdat hulle die ouderdomsgrens van 16 jaar (in sommige gevalle 15 jaar) vir verpligte skoolbesoek bereik het. In werklikheid is omtrent 30% uit met slegs 'n St.-V-certifikaat en omtrent 15% is uit met slegs 'n St.-IV-certifikaat.

(Hierdie 65% stem feitelik precies ooreen met die 66% of 23,000 wat hierbo genoem is op bl. 70 wat nie verder as St. VI in enige skool studeer nie. Hierdie twee percentasies 66% en 65% is uit twee totaal aparte bronne en berekenings verkry, en hulle ooreenstemming sterk ons in ons vertroue dat ons gegewens 'n taamlike akkurate weerspieëling van die werklikheid is.)

Daar is 'n opmerklike verskil tussen die vashoukrag van skole in 'n meer welvarende omgewing (A) en dié van 'n arm omgewing (C). In die eerste geval *het 40% in die laer skool klaargeleer* en het omtrent 60% aangegaan om verder as St. VI te leer. In die tweede geval het oor die *90% op die laer skool volleerd geraak* en het nog nie 10% verder as St. VI gaan leer nie.

Die verskille tussen die vier provincies is ook baie interessant. Die syfers van Natal is op 'n betreklik kleiner aantal

gevalle gebaseer en is dus nie so betroubaar as dié van die ander drie provincies nie.

Hieruit blyk weer dat die Transvaal die swakste vashoukrag van die vier provincies het. Die Kaapprovincie en die Oranje-Vrystaat staan omtrent gelyk. Ook toon die Kaapprovincie die grootste variabiliteit tussen die vashoukrag in die ryker en dié in die armer dele.

(ii) Eliminasie volgens leeftyd.

In die tweede plek het ons die vashoukrag van die verskillende klasse van skole *volgens ouderdom* bereken. Hier het ons ons grens die alternatiewe grens van verpligte onderwys, nl. 16 jaar, gemaak.

**Tabel 12. — Percentasie wat finaal opgehou het met skoolgaan voordat hulle hul 16de jaar bereik het. (Bereken uit die totaal leerlinge wat die skool finaal verlaat).**

| Omgewing | K.P. | Natal | Transvaal | O.V.S. | Vier Provincies. |
|---|---|---|---|---|---|
| A. Ekonomies goed | 30.4 | 44.4 | 40.2 | 27.6 | 34.4 |
| B. Ekonomies gemiddeld | 38.7 | 55.5 | 52.5 | 28.6 | 44.9 |
| C. Ekonomies swak (arm) | 48.2 | 63.2 | 65.6 | 38.9 | 56.9 |
| Totaal | 38.4 | 55.8 | 53.8 | 31.4 | 45.5 |

Hieruit sien ons dat *'n bietjie minder as die helfte* (45.5%) *van al die kinders wat die skool verlaat, ophou skoolgaan omdat hulle St. VI deurgekom het voordat hulle 16 jaar was.*

In Natal is die ouderdomsgrens vir verpligte skoolbesoek 15 i.p.v. 16 jaar. Gevolglik verbaas dit ons ook nie dat in die geval van daardie provincie die percentasie (55.8) wat die skool voor hul 16de jaar verlaat het, die grootste is nie. In Transvaal is op die Rand (waar daar natuurlik 'n groot deel van die skoolbevolking woon) die ouderdomsgrens 15 jaar, afgesien van die standerd wat bereik is; gevolglik staan Transvaal ook taamlik hoog met 'n verlies van 53.8%.

Ons het ook bereken dat in die hele Unie 15.6% die skool verlaat voordat hulle hulle 15e verjaardag bereik het omdat hulle St. VI al deur is. Die percentasies vir die provincies is as volg. Kaapprovincie—15.3%, Natal—26.0%, Transvaal — 15.0%, Oranje-Vrystaat — 13.5%. Hierdie is gewoonlik die slim kinders, vir wie dit baie meer noodsaaklik is om op skool te bly, as wat dit vir dié wat 16 jaar bereik voordat hulle St. VI behaal het, is. Eersgenoemde kan nog baie voordeel trek uit studie, laasgenoemde maar min.

In elk geval, dit is duidelik ook uit laasgenoemde tabel dat selfs met die ouderdomscriterium die vashoukrag van skole in arm omgewings aanmerklik swakker is as dié van die meer welvarende streke.

Omtrent 43% (100 — 56.9) bly aan in die skool ná 16 in arm omgewings in vergelyking met 66% (100 — 34.4) in die ryker omgewings.

**2. Ontleding van St.-VI-leerlinge volgens ekonomiese toestand van omgewing.**

Die St.-VI-leerling is vandag feitlik die moeilikste probleem in die hele onderwysstelsel. Ons bespreek later sy posisie meer volledig. Hier wil ons egter 'n ontleding maak van die standerdsessers volgens die ekonomiese toestand van die omgewing waarin die skool is.

(a) Die percentasie in St. VI.

In die eerste plek vind ons dat, uit die totale aantal kinders op die laer skool, daar die volgende *percentasies kinders hulle in St. VI bevind* volgens hulle ekonomiese omgewings:

| | | |
|---|---|---|
| A. | Ekonomies goed .. .. | 11.5% |
| B. | „ gemiddeld .... | 10.9% |
| C. | „ swak .. .. | 8.7% |
| | Totaal | 10.5% |

Hierdie syfers is gebaseer op 'n studie van 83,000 kinders op die laer skool.

Daar is dus in die skole met 'n beter ekonomiese omgewing relatief (omtrent een-derde) meer standerdsessers in die skool as in ekonomies swak omgewings.

Vir laer skole met onder 'n 100 kinders, d.i. die klein plattelandse skooltjies, is die percentasie wat die St.-VI-klas van die hele skool uitmaak as volg: (Natal word uitgelaat omdat ons te min gevalle van gegewens in verband met hierdie klas skooltjies gekry het).

**Tabel 13. — Percentasie wat St.-VI-leerlinge uitmaak van al die leerlinge in die klein buiteskole.**

| | Kaapprovincie | Transvaal | O.V.S. | Totaal |
|---|---|---|---|---|
| A. Ekonomies Goed | 12.2 | 9.8 | 12.6 | 10.6 |
| B. Ekonomies Gemiddeld | 8.7 | 9.1 | 11.1 | 9.3 |
| C. Ekonomies Swak | 7.8 | 8.8 | 11.3 | 8.6 |
| Totaal | 8.6 | 9.2 | 11.4 | 9.2 |

Hieruit blyk dat die plattelandse skooltjies van die Kaapprovincie blykbaar die kleinste vashoukrag op hulle St.VI-kinders het, en die Oranje-Vrystaat die grootste. Eersgenoemde provincie toon ook die grootste verskille waar dit ekonomiese toestande geld. In die algemeen skyn hierdie syfers te bewys dat hoe armer die omgewing is, des te kleiner die percentasie kinders is wat in St. VI aangetref word. (Op die klein plattelandse skole kom gemiddeld 84% van die St. VI leerlinge by die St. VI-examen deur in vergelyking met 82.1% vir laer skole met oor 'n 100 kinders, 82.4% vir sekundaire en hoër skole, en 82.7% vir alle skole. Die plattelandse skooltjies kry 'n hoër percentasie geslaagdes by St. VI waarskynlik omdat (a) die dommer kinders al uit is, (b) omdat die examen in sommige dele waarskynlik makliker is.)

(b) Wat nou van die kinders wat St. VI deurkom?

In die volgende tabel gee ons 'n ontleding van die geslaagdes by St. VI in die verskillende klasse van skole. Hierdie gegewens het ons gekry van 8,700 leerlinge wat St. VI in 1929 geslaag het. 2.3% is opgegee as „onbekend.''

**Tabel 14. — Percentasie kinders wat gaan verder leer uit die geslaagdes in St. VI.**

| Ekonomiese toestand van Omgewing. | K.P. | Natal | Transv. | O.V.S. | 4 provincies |
|---|---|---|---|---|---|
| (a) *Alle Skole.* | | | | | |
| A. Goed | 83.2 | 58.3 | 56.7 | 71.2 | 71.6 |
| B. Gemiddeld | 63.5 | 61.0 | 54.5 | 73.7 | 61.0 |
| C. Swak | 42.3 | 33.3 | 44.5 | 49.4 | 43.9 |
| Totaal | 63.7 | 59.7 | 53.0 | 68.4 | 59.9 |
| (b) *Klein plattelandse skole alleen* (d.i. met minder as 100 leerlinge). | | | | | |
| A. Goed | 52.2 | 66.7 | 38.9 | 48.9 | 43.4 |
| B. Gemiddeld | 40.2 | 48.4 | 36.8 | 43.5 | 40.3 |
| C. Swak | 33.6 | 20.0 | 31.9 | 35.9 | 33.5 |
| Totaal | 39.0 | 46.2 | 35.9 | 42.9 | 38.6 |

Die volgende is drie van die vernaamste gevolgtrekkings wat van bostaande tabel kan gemaak word:—

In die eerste plek is die verskille tussen die provincies aanmerklik. Dit blyk hieruit ook dat *die Oranje-Vrystaat die grootste vashoukrag het op sy leerlinge wat die laer skool deurloop het, en die Transvaal die laagste.*

In die tweede plek, blyk dit dat van die kinders wat St. VI in arm omgewings deurkom, 43.9% verder leer en die res (56.1%) hou op met skoolgaan. In ekonomies meer welvarende omgewings, gaan 71.6% aan en 28.4% van die geslaagdes in St. VI hou op met skoolgaan. M.a.w. omtrent twee keer soveel verlaat die skool finaal na St. VI in arm streke as in meer welvarende streke.

In die derde plek, as ons na deel (b) van Tabel 14 kyk sien ons dat dit by uitstek die plattelandse kind is wat nie verder leer nie, en vernaamlik dié van armer omgewings. Precies tweederde van die kinders wat in die armer dele van die platteland St. VI deurgekom het in 1929 het nie verder geleer nie. So kort gelede soos 1923 het drie-kwart van die kinders wat op die platteland St. VI deurkom, nie verder gaan leer nie. In vroeër jare was dit baie erger.

As 'n mens die syfers van vroeër jare met dié van 1929 vergelyk, dan blyk dit dat die vashoukrag van die skool op die kinders gedurende die laaste 15 jaar besonder toegeneem het. Ek het betroubare gegewens in verband met oor die 4,000 leerlinge wat St. VI in 1923 deurgekom het, verwerk. Die *percentasies van hulle wat gaan verder leer het,* is vir die vier provincies tesaam volgens peil van ekonomiese omgewing as volg:

| | | |
|---|---|---|
| A. | Ekonomies goed .... .... .... | 60.3% |
| B. | Ekonomies gemiddeld .... | 55.9% |
| C. | Ekonomies Swak .... .... .... | 29.6% |
| | Totaal .... .... | 52.8% |

(In hoofstuk II het ons aangedui hoeveel swakker die vashoukrag van die skool in verskillende dele van die land gedurende die laaste deel van die neëntiende eeu was.)

(c) Wat van die kinders wat St. VI gedruip het?

Van hulle het omtrent een-derde nie verder probeer skoolgaan nie. 56% van hulle het weer probeer om St. VI in daardie skool deur te kom, en 7.2% het na 'n beroepskool gegaan.

Die percentasie druipelinge in St. VI wat finaal opgehou het met skoolgaan, word hier volgens die ekonomiese toestand van die skool vir al vier provincies tesaam aangegee.

**Tabel 15. — Percentasie St.-VI-druipelinge wat finaal opgehou het met skoolgaan.**

| Omgewing | Alle Skole | Plattelandse Skole alleen |
|---|---|---|
| A. Ekonomies Goed | 31.0 | 34.7 |
| B. Ekonomies Gemiddeld | 31.1 | 37.6 |
| C. Ekonomies Arm | 36.3 | 46.4 |
| Totaal | 32.3 | 40.2 |

Van 4.6% van die druipelinge kan ons nie uitvind wat met hulle gebeur het nie.

(d) Hoeveel het na beroepskole gegaan?

(i) Van die kinders wat ná St. VI na ander skole gegaan het om verder te leer, het die volgende percentasies na beroepskole gegaan:

| | | |
|---|---|---|
| A. | Ekonomies Goed .... .... | 3.2% |
| B. | Ekonomies Gemiddeld .... | 2.6% |
| C. | Ekonomies Arm .... .... | 1.9% |
| | | 2.5% |

(ii) Van dié wat St. VI gedruip het, het die volgende percentasies na beroepskole gegaan:

| | | |
|---|---|---|
| A. | Ekonomies Goed .... .... | 8.7% |
| B. | Ekonomies Gemiddeld .... | 7.3% |
| C. | Ekonomies Arm .... .... | 5.5% |
| | | 7.2% |

Hierdie percentasies is miskien misleidend as 'n mens nie daarmee rekening hou nie dat daar omtrent vierkeer soveel St. VI deurkom as wat daarin druip. Daarom is die percentasies in (ii) groter. In werklikheid blyk dit uit die gegewens dat daar 3.6 keer so veel met St. VI as sonder St. VI uit die provinciale skole na beroepskole gaan (of liewer gegaan het).

Uit hierdie syfers kan nie afgelei word dat daar meer gegoede as arm kinders in die beroepskole aangetref word nie. Die teenoorgestelde is die geval (sien bl. 59). Al wat ons hieruit kan aflei, is dat in streke wat ekonomies meer voor-

uit is, die mense gouer tot die besef kom van die behoefte aan beroepsonderwys (al was dit dan vir die armes onder hulle) as in die meer agterlike omgewings. In elk geval, is dit 'n merkwaardige feit dat van die kinders wat ná St. VI na ander skole gaan om verder te leer, slegs 2.5% in beroepskole teregkom. Hierdie percentasie is slegs 1.6 vir plattelandse skole.

**3. Die vashoukrag van die hoër skool en armoede.**

(a) Sekundaire onderwys as seleksiemiddel.

Dit is 'n opmerklike feit dat met al ons ondersoekings dwars deur die hele land ons nie armblankes aangetref het wat 'n hoërskool-kursus deurloop het nie. Natuurlik bedoel ons hier nie uitsonderlike gevalle waar 'n persoon ten gevolge van b.v., onmatige gebruik van sterke drank of ten gevolge van 'n ander abnormale karakterafwyking verarm geraak het nie. Sulke mense kan onder persone wat 'n universitaire loopbaan agter die rug het, aangetref word. Maar hulle is uitsonderings. Tog blyk dit 'n feit te wees dat, hoe ondoelmatig ons sekundaire onderwys in die verlede ook mag gewees het, 'n man wat hierdie peil van ontwikkeling bereik het, hom nie maklik in daardie armblanke-fabricerende proces laat insleep nie. Dit skyn asof hy 'n deursig het wat hom sy ekonomiese situasie laat besef. As hy hom op 'n plasie bevind wat te klein is vir hom en sy halfdosyn broers om 'n bestaan op te vind, spring hy uit en ontloop daardeur die lot wat hom anders sou oorval het. Dit wil skyn asof hy, met 'n hoërskoolopvoeding toegerus, die mag het om hom van die beperkinge van sy omgewing los te ruk. Twee goeie dinge altans het met hom gebeur: (a) Hy het bewus geword van die gevaar wat hom dreig; en (b) hy besit ten minste die toelatingskwalifikasie tot 'n verskeidenheid van beroepe.

In 't kort, *die sekundaire skool het hom in staat gestel om aan sy omgewing te ontsnap.*

Dit skyn dus as vanselfsprekend te volg dat die redmiddel is om eenvoudig elke kind met hierdie serum van sekundaire onderwys in te ent en dat daar dan 'n einde sal kom aan hierdie armblanke-siekte.

Ongelukkig is die oplossing nie so eenvoudig nie. Ons moet, in die eerste plek, onthou dat die sekundaire onderwys, soos dit in die verlede in werking was, net so veel, indien nie in 'n groter mate, 'n *seleksiemiddel* was om verstand *uit te soek,* as wat dit 'n middel was om die verstand *op te lei* en te ontwikkel. 'n Seun het nie 'n goeie verstand omdat hy 'n sekundaire skoolopleiding geniet het nie, maar hy het 'n sekun-

daire skoolopleiding gekry omdat hy 'n goeie verstand gehad het—ten minste goed genoeg om hierdie type van onderwys met vrug te kan volg. En die seun wat die sekundaire skool deurloop het, mag 'n sukses van sy lewe gemaak het veeleer omdat hy 'n baie goeie verstand besit— wat die sekundaire skool eenvoudig uitgesoek het—as omdat hy daardie onderwys geniet het. Hy mag sukses gehad het daarsonder, of selfs ten spyte daarvan.

In die tweede plek, soos ons verder sal sien (bll. 127 & 193), is daar baie kinders wat weens suiwer gebrek aan aangebore verstand nooit voordeel sal kan trek uit die sekundaire onderwys nie, altans nie soos dit vandag ingerig is nie. Dit kom nie daarop aan hoe lank 'n mens hulle aan die inwerking daarvan blootstel nie. Hulle mag nog armblankes word ten spyte van jare van sulke skynopvoeding.

Hierdie konsiderasies maak die probleem vir ons meer ingewikkeld, en ons kan moeilik uit hierdie feit alleen gevolgtrekkings maak.

Wat wel kan gekonstateer word, is dat daar 'n taamlike noue samehang skyn te wees tussen die percentasie leerlinge wat met sekundaire onderwys aangaan en die ekonomiese toestand van afsonderlike distrikte of groepe distrikte. Dit wil sê, hoe ryker die streek is, des te meer kinders tref 'n mens in die sekundaire skole aan, en hoe minder kinders in die sekundaire skool, des te armer is die streek. Dit is veral die geval as 'n mens die nie-stedelike streke binne een provincie met mekaar vergelyk. Deur een provincie op 'n slag te neem skakel 'n mens ten minste die verskille van onderwys-beleid, -tradisies, ens., soos dié in die verskillende provincies voorkom, uit.

Nogtans, as ons al die distrikte in die Unie neem, vind ons dat die korrelasie-koëfficiënt tussen die percentasie leerlinge op die hoër skool en die belasbare inkomste per hoof $+ .51 \pm .11$ is, wat nogal taamlik beduidend is. (Sien bl. 215 vir betekenis van korrelasie-koëfficiënt.)

Neem ons die Kaapprovincie alleen, waar die onderwysbeleid taamlik homogeen is, dan is die korrelasie-koëfficiënt $+ .78 \pm .05$, wat natuurlik 'n taamlike hoë mate van positiewe samehang aandui.

Ek wil geredelik toegee dat die belasbare inkomste van 'n streek nie 'n perfekte aanduiding is van die werklike rykdom of armoede van daardie streek nie. Boere, b.v., toon 'n betreklike klein belasbare inkomste aan, en derhalwe sou 'n streek met 'n oorweënde proporsie boere waarskynlik 'n klein syfer aantoon, terwyl dit in werklikheid taamlik welvarend mag wees. Aan die ander kant, is dit die enigste syfer waaroor ons beskik, en,

as 'n blote indexsyfer, is dit miskien nie so sleg nie, daar enige gemeenskap, wat sy hoofbedryf ook al mag wees, 'n seker aantal professionele en kommerciële mense (wat natuurlik die vernaamste inkomstebelastingbetalers is) bevat, meer of min in verhouding tot sy ekonomiese welvaart. Dit is 'n ou gesegde onder die plattelandse mense dat hoe meer Jode (d.i. handelsmanne) daar in 'n distrik aangetref word, des te beter teken is dit dat daardie distrik ekonomiese bate het.

Die enigste ander ekonomiese maatstaf waaroor ons beskik, is die gradering deur die inspekteurs van die skole in hulle kringe in drie klasse nadat die omgewing ekonomies goed, gemiddeld of swak is. Ons het die hoër skole volgens hierdie drie klasse verdeel, en gee hier die resultate van al vier die provincies tesaam aan.

Tabel 16 toon aan die verskil *in samestelling van die leerlinge op die hoër skool* in skole wat bygewoon word *meestal* deur kinders van (a) gegoede of ryk mense, (b) mense van gemiddelde vermoëns, en (c) van 'n aansienlike proporsie armes. Uit 'n 100 wat in elkeen van hierdie types van skole slaag, vind ons dat daar proporsioneel veel meer suksesse in die hoër standerds van die ryker as van die armer skole aangetref word. In die laasgenoemde klas skole neem St. VII meer as die helfte van die totaal in beslag, terwyl in die ryker skole dit 'n bietjie meer as eenderde van die totaal uitmaak. Die syfers wys duidelik hoe in die laasgenoemde geval die swaartepunt by die hoër standerds lê. Dit moet egter goed verstaan word dat g'n een van hierdie groepe in die minste ekonomies homogeen is nie. In Suid-Afrika is so 'n toestand ondenkbaar, altans wat betref hoër skole in 'n ekonomies gemiddelde of swak omgewing.

**Tabel 16. — Deursnee-samestelling van Hoërskoolleerlinge volgens ekonomiese toestand van omgewing — gereduceer op 'n basis van 100 wat die verskillende standaards met sukses voltooi het. (Die wat ná X gaan verder studeer het is inbegrepe).**

| Standerds | Ekonomiese Toestand | | |
|---|---|---|---|
| | Goed | Gemiddeld | Swak |
| VII | 38.4% | 42.1% | 54.0% |
| VIII | 26.8% | 28.2% | 29.2% |
| IX | 16.4% | 16.2% | 8.4% |
| X | 13.3% | 9.5% | 5.5% |
| ná X | 5.1% | 4.1% | 3.0% |
| Totaal | 100.0% | 100.0% | 100.0% |

(b) Die selektiewe uitwerking van ekonomiese en klimaatsomstandighede op die intelligensiepeil van verskillende streke:—

Die volgende grafiek (No. 4) toon die relatiewe posisie van die sekundaire onderwys aan gedurende die laaste 9 jaar, in sekere groepe distrikte in die Kaapprovincie. Ek het met opset sulke distrikte in die Westelike Provincie soos Stellenbosch en Paarl weggelaat omdat hulle taamlik baie sekundaire leerlinge van ander dele van die land trek. Behalwe in die geval van Caledon miskien, wat saam met Malmesbury en Robertson getel is, is die sekundaire kinders meestal uit die groepe distrikte self afkomstig.

Die langer kolommie dui aan die percentasie kinders wat in Standerds VII — X is, en die korter kolomme die percentasie in Standerds IX en X alleen.

Die hoogste staan die betreklik welvarende landboudistrikte Malmesbury, Caledon en Robertson, en dan kom die welvarende dele van die Oostelike Provincie — albei met oor die 13% bo St. VI. In hierdie streke word na verhouding baie minder armblankes aangetref as b.v. by die groepe wat die laagste staan. Die Noordweste van die Kaapprovincie, die Suidelike Kusstreek, en die Klein-Karo staan die laagste. Hulle is sedert die jare neëntig as die bakermaat van armblankes beskou geword.

Hierby moet ook opgemerk word dat in die landboudistrikte van die Westelike Provincie (wat 'n baie hoë percentasie sekundaire leerlinge het), waar die plase al in klein plasies verdeel is en waar die ekonomiese konkurrensie baie sterk is, die meerderheid van die jong mense genoodsaak word om in ander beroepe (as boerdery) 'n heenkome te soek. Daarvoor is 'n mate van gevorderde onderwys natuurlik onontbeerlik. Ons vind, b.v., dat omtrent net so veel van die Unie se onderwysers afkomstig is uit die klompie distrikte binne 'n 100 myl van Kaapstad as uit die hele Transvaal en Natal tesaam—hoewel laasgenoemde twee provincies meer as drie keer so veel blanke bevolking het as die Westelike Provincie.

Hoewel toestande in die groot stede heeltemaal verskillend is, en daar baie ander faktore in die spel kom, het ons nogtans vir vergelykende doeleindes die gemiddelde vir die drie grootstedelike gebiede Kaapstad, Port-Elizabeth, en Oos-Londen by-

**Grafiek 4.** — Percentasie leerlinge (a) bo Standerd VI, (b) bo Standerd VIII op skool in sekere groepe van distrikte in die Kaapprovincie. (Gemiddelde van die jare 1922 — 1930).




gevoeg. Hulle percentasie is 11.81, terwyl dié van die hele Kaapprovincie 11.33% is.

Laat ons twee streke (B en C) aan die bo-end 'n bietjie vergelyk met die twee streke (H en I) aan die onder-end van die skaal. (Ons laat A vereers weg om bogenoemde rede.)

**Tabel 17.**

| | % bo St. VI. | Belasbare inkomste per hoof |
|---|---|---|
| B. Oostelike Provincie | 13.36 | £24.9 |
| C. Middelburg, ens. | 12.86 | £24.6 |
| H. George, Knysna, ens. | 6.73 | £7.4 |
| I. Noordweste, K.P. | 6.44 | £3.7 |

Hierdie vergelyking is besonder interessant want ons het aan die onder-end van die skaal twee streke bymekaar wat hemelsbreed in klimaatstoestande en ander uiterlike omstandighede verskil. Dit kan gesê word dat in die Noordweste die mense agteruitgaan omdat dit te min reën; in die George-Knysna-gebied, omdat dit te veel reën en die grond daardeur uitgeput word. In elk geval gee die klimaat ons nie 'n direkte verklaring nie.

Die vraag kom dus dadelik op: *Waarom staan H en I so laag, opvoedkundig en ekonomies, in vergelyking met B en C?* Dit kan natuurlik wees dat die ekonomiese swakheid die oorsaak is van die opvoedkundige swakheid, of omgekeerd; of daar mag 'n wisselwerking van die twee faktore wees wat mekaar wederkerig beïnvloed. Laasgenoemde is waarskynlik waar. Maar ek vermoed dat daar 'n derde, dieper oorsaak is wat agter albei hierdie twee verskynsels lê, nl. 'n swakker voorraad inherente *breinkrag*. Dit wil sê, die streke is arm, en die kinders bring dit nie ver op skool nie omdat die algemene verstandspeil van die streke laag is.

Wat is die feite waarop ons hierdie bewering baseer?

In die eerste plek vind ons ondersteuning in die bevindings van die Interdepartementele Kommissie insake Swaksinnigheid in die Unie, wat in 1931 rapport uitgebring het. Volgens dr. M. L. Fick wat as psycholoog op daardie Kommissie gedien het, wys hierdie twee streke, H en I, die hoogste percentasie subnormaliteit aan. Terwyl hy vind dat daar vir die hele Kaapprovincie 9% is wat volgens sy verstandsopmeting nie genoeg verstand het om die kursus van die laer skool (soos dit vandag is) met sukses te voltooi nie, staan die percentasie verstandelik agterlikes in die Kaapse Kusstreek op 15% en dié van die Noordweste op 18%.

In die tweede plek as gevolg van die verstandsopmetings in verband met hierdie ondersoek gemaak, het die sielkundige navorser gevind dat daar by die armblanke-kinders van die

Knysna—George-streek die laagste Intelligensie-kwosiënt* van enige armblankegroep wat hy ondersoek het, aangetref word. Ook is die gemiddelde prestasie by die verstandstoetse van alle getoetste kinders van 10-14 jaar in hierdie streek baie laag. Dié van die Noordweste, hoewel beter as dié van George—Knysna, is tog aansienlik laer as b.v. dié van die Karo-kinders wat ons getoets het.

In die derde plek het ek precies dieselfde verhoudings gevind in verband met die resultate van my skooltoetse (wat in Hoofstuk VIII bespreek word).

In die vierde plek wys die Noordweste die hoogste percentasie vertraagde kinders in die hele Unie aan: d.i. 21% in vergelyking met 12% vir die Kaapprovincie. (Sien Hoofstuk V oor *Vertraging*). As ons Mosselbaai van die Kaapse kusstreek uitsluit, dan is die syfer daar omtrent 15%, wat, hoewel dit nie so groot soos in 'n paar ander streke is nie, tog groter is as die gemiddelde van die Kaapprovincie. Die korrelasie-koëfficiënt tussen die percentasie vertraagde kinders en die belasbare inkomste per hoof het ons vir alle streke van die Unie bereken, en ons vind dat dit aansienlik hoog negatief is, nl. —.62 ±.09. Met belasbare inkomste per vierkant myl is dit —.69 ±.07, en met digtheid van bevolking —.64 ±.09. Daar is dus 'n beduidende samehang tussen gebrek aan breinkrag, soos in vertraging weerspieël, en gebrek aan rykdom, soos in belasbare inkomste weerspieël.

Dit mag natuurlik waar wees dat, omdat die Noordweste, weens sy uitgestraktheid en sy dunbevolktheid, in die verlede nie oor sulke goeie onderwysfaciliteite beskik het nie, die latente breinkrag van daardie deel van die land dientengevolge nog nie ten volle ontwikkel is nie. Dit is ook waarskynlik die geval, omdat hierdie streek (hoewel dit weens sy algemene ekonomiese onaantreklikheid geneig is om meer swakkes daarheen te trek as goeies) tog ver genoeg buite die bereik van die attraksies van die groot stede is, sodat daar nog nie dié uitputting van breinkrag plaasgehad het nie, wat 'n mens vind as gevolg van die uitspring van die slimmer en meer ondernemende geeste onder hulle om 'n heenkome in die meer digbewoonde en ekonomies meer aantreklike dele te soek.

Terselfdertyd bly die kanse nog bestaan dat, weens die algemene gebrek aan ekonomiese voordele, die Noordweste 'n groter proporsie van swakker elemente as van verstandelik hoogstaande elemente daarheen trek.

* Sien Wilcocks bl. 148.

Daar kan egter nie veel twyfel aan bestaan dat ons algemene theorie (n.l. dat (a) die verskynsel van armoede op 'n betreklike groot skaal en ook (b) die klein percentasie wat sekundaire onderwys geniet, die gevolge is van 'n gebrek aan inherente breinkrag) geld vir die streek George-Knysna nie.

Ek het al die onderwysverslae van daardie streek vir die laaste 50 jaar deurgewerk en het gevind dat die distrikte George—Knysna in vergelyking met ander streke relatief baie goed voorsien was van skole van die vroegste tye af. Ons moet egter hier byvoeg dat daar in dié streek al van die vroeë dae af die grootste percentasie *armskool*-kinders van alle plattelandse streke voorgekom het. (In dié dae was daar sogenaamde *Armskole*. Sien bl. 28, hierbo).

In 1891 toe die Census opgeneem is, het George en Knysna die hoogste gestaan van enige distrik, buiten dié onmiddellik rondom Kaapstad en Grahamstad, wat betref die percentasie kinders uit die totaal tussen 5- en 15-jarige leeftyd wat op skool was. Die distrik Knysna het gestaan op 46.5% en George op 42.6%, terwyl Malmesbury, Caledon en Robertson tesaam op 40.5% gestaan het; die Oostelike Provincie van Aliwal-Noord tot by Albany op 38%; die centrale Karostreek van Beaufort-Wes, Aberdeen, Graaff-Reinet tot Victoria-Wes en Colesberg tesaam op 32%; die Klein-Karo van Prins-Albert, Uniondale, Jansenville, Oudtshoorn daar by 20%; en die Noordweste, met Ceres, Prieska, Fraserburg en Carnarvon inbegrepe, op 17%.

Die voorsien van goeie skoolfaciliteite het ongetwyfeld 'n seker mate van invloed op die opkweek en ontwikkeling van breinkrag. Dog ons moet wel tot die gevolgtrekking kom dat die teenoorgestelde 'n beter verklaring is van die verskille wat ons op die gebied van die sekundaire onderwys in die verskillende streke aantref. Mense rig goeie skole op en ondersteun hulle omdat hulle om mee te begin 'n beter klas breinkrag het, eerder as wat goeie breinkrag die gevolg is van die goeie skole. Eweneens skyn dit eerder waar te wees dat mense oor die algemeen verarm omdat hulle min verstand het, as wat dit waar is dat hulle min verstand het omdat hulle arm is.

Ons het 'n hoë negatiewe korrelasie-koëfficiënt (—.91 ±.03) gevind tussen belasbare inkomste (wat die enigste ekonomiese maatstaf is waaroor ons beskik, vir die hele land, en wat darem 'n aanduiding is van ekonomiese peil) aan die een kant, en dr. Fick se percentasie verstandelik-agterlikes vir al die distrikte in die Unie. Hierdie verbasend noue samehang word o.i. beter verklaar deur die theorie hierbo voorgestaan as deur die teenoorgestelde opvatting.

Hoewel ons die mag van die opvoeding om verbetering teweeg te bring nie wil onderskat nie—trouens, dit word stilswyend as axiomaties veronderstel in ons hoofthesis—skyn dit as of daar *in die verlede* faktore aan die werk was wat sterker was as die invloed van die onderwys. Tensy ons in die toekoms rekening hou met hierdie faktore en hulle probeer in bedwang hou, sal daar van veel van ons onderwys min teregkom. Een van hierdie faktore is *die natuurlike seleksie van verstand* wat daar al van die vroegste tye in ons land aan die gang is.

Toe ek begin suspisie kry van die moontlike inwerking van hierdie faktor, het ek probeer om die saak in die geval van die streek George-Knysna te ondersoek. Ek het toe gevind, deur die geskiedenisse van sekere families vir drie tot vier geslagte terug na te spoor, dat die mense daar in vroeër jare uit hulle boerdery 'n taamlike bestaan kon maak. Die reënval was oorvloedig, en met min moeite kon 'n man vir sy familie genoeg kos produceer. Daarby was daar die houtbosse waaruit hulle werklik geld kon maak. In die loop van jare het die grondjies kleiner geword en die bosse minder. Hulle het taamlik dig gewoon rondom die vleie en ook vis gevang. Vir 'n jong man met enige ondernemingsgees het dit blykbaar naderhand begin te verveel, en die meer „woelige" kinders (soos die ou tannies dit uitdruk) het ontevrede geword en weggetrek na die binneland. Omdat hulle om mee te begin ondernemend van aard was, het hulle ná verloop van tyd welvarende boere geword in Somerset-Oos en ander distrikte van die Oostelike Provincie. Van die ou Engelse inwoners van Knysna het die meeste seuns hulle hinterland in die Noorde, vernaamlik in Rhodesië, gaan soek. Dié wat tevrede was om *net* 'n bestaan te maak, die luies en pappes, het natuurlik bly sit en hulleself voortgeplant. Die energieke lede van die gemeenskap, wat vooruit wou kom, het weggetrek.

Die uittog van diegene met meer as die gemiddelde verstand en ondernemingsgees sou op sigself nog nie so sleg gewees het as dit deur 'n instroming van persone met 'n goeie verstand vergoed kon geword het nie. Maar dis juis wat nie gebeur het nie. Inteendeel, 'n swak element het geleidelik ingetrek. Dit het so gebeur. Die Karo, wat vroeër dae 'n paradys vir veeboere was, het langsamerhand oorbevolk geraak. As gevolg van oorbeweiding, erosie en droogtes, is baie plase en boere geruïneer. Aan die begin van hierdie eeu het dié streke vinnigaan ontvolk begin raak. Natuurlik het dit soms gebeur dat intelligente en vooruitstrewende persone hulle plase verkoop en weggetrek het. Gewoonlik was dit egter die swakkeres wat die eerste uitgeraak

het. Nadat hulle byna alles verloor het, het sommige van hulle as bywoners agtergebly, terwyl ander die onbekende te gemoet gegaan het deur na die stede te trek, en ander weer, wat albei die reedsgenoemde alternatiewe bestaansvorme reeds beproef het, oor die berge heen na die kusstreke getrek het waar hulle in elk geval op baie reën kon staatmaak. Daar koop of huur 'n persoon 'n klein stukkie grond—omtrent 'n morg of twee. Hy bou dan 'n klein huisie van sooie en dek dit met gras of stukke sink. Hy sal dan miskien 'n koei aanhou maar gewoonlik nie. Hy plant patats, wat saam met swart koffie die vernaamste kos van die armes in daardie streek is. Hier kan hy tog deur eie inspanning en met die milde reëns op 'n manier bestaan. In die Karo sou hy tevergeefs rondom sy huisie kos probeer win het en sou hy gewis van honger omgekom het as hy daar gebly het om op sy eie 'n lewe te maak. Hier kan hy so nou en dan 'n bietjie geld verdien deur in die bosse te gaan werk. Vis kan in die talryke klein strand- en binnemere en in die see gevang word. Hoewel die grond suur is en armoedig (as dit nie bemis word nie), vir die verbouing van gewasse, is die reënval gereëld en dra hierdie streek 'n taamlike groot bevolking. Daar is nie veel geldelike voordeel uit die landbou in hierdie streek te haal nie, en gevolglik lok dit nie persone wat op groot skaal boer nie. Daar word nouliks welgestelde boere aangetref. Maar hier was dit moontlik—en ook net moontlik—dat 'n arm man sonder veel verstand 'n karige bestaan kan maak. Sy kindertjies kon in elk geval genoeg eet, al is dit ook maar patats en swart koffie, smôrens, smiddags en saands.

Wat was nou die gevolg? Op materiële gebied is daar armoedige en onbevredigende lewenstoestande, gebrek aan kalcium en fosfate in die grond en ondervoeding—almaal dinge wat daartoe bydra om inherente swakhede te vererger. Op geestelike gebied is die sociale en kulturele erfenis swak en bestaan daar min moontlikheid dat die mense ooit uit eie beweging uit hul benarde toestand sal kom. Dis nie te verwonder dat die uitwerking van al hierdie faktore saam in die betreklike groot percentasie subnormale kinders en die lae percentasie leerlinge wat hoër onderwys geniet, weerspieël word nie.

In bogenoemde bespreking het ons natuurlik met gemiddeldes te doen. Daar sal ongetwyfeld uitsonderings wees; want 'n streek wat so groot is, kan onmoontlik nie homogeen wees nie. Bowendien sal 'n mens van 'n groot aantal gesinne so'n studie as wat ons reeds gemaak het, moet maak, voordat 'n mens die bewering sonder enige twyfel kan staaf. In die lig van die feite wat ons tot dusver versamel het, wil ons egter ons theorie *van die dubbele werking van natuurlike seleksie—in die eerste*

*plek deurdat goeie en vooruitstrewende elemente onttrek word,— en in die tweede plek deurdat swak of mislukte elemente instroom,*—voorstel as die aanneemlikste verklaring van die feite in verband met die minderwaardige posisie wat die kusstreek in die bowestaande grafiek (bladsy 89) inneem. Verder moet die kumulatiewe uitwerking van 'n swak sociale erfenis van geslag op geslag ook nie onderskat word nie.

(c) Arm streke trek arm mense aan.

Iets wat besonder opvallend is by 'n breedvoerige studie van die sociale en opvoedkundige toestande van die land in sy geheel, is die feit dat verstand baie onegalig deur Suid-Afrika versprei is. Afgesien van die feit dat daar in die groot stedelike omgewings gemiddeld 'n hoër verstandspeil as in die plattelandse streke aangetref word ('n verskynsel wat in ander lande ook opgemerk is), is daar groot verskille tussen die plattelandse streke self. Die kwessie is hier van belang omdat dit in die eerste plek die armblankevraagstuk direk raak. As die algemene gemiddelde peil van 'n besondere streek laag is, bestaan daar 'n groot moontlikheid dat daar 'n groter proporsie besonder lae grade in dié groep sal wees as in 'n groep waarvan die algemene gemiddelde peil hoog is. Dit is dus hoogs waarskynlik dat byna al die gegewens wat ons in hierdie hoofstuk en in die volgende hoofstukke in verband met die algemene peil van sekere groepe of streke aangee, kan dien as 'n aanduiding in hoeverre armblankedom, of swakhede wat in die onderskeie groepe of streke hierdie toestand in die hand werk, algemeen voorkom.

Hierdie kwessie is in die tweede plek van belang omdat dit 'n aanduiding is: (a) van die relatiewe behoefte aan onderwysinvloede, en (b) hoe seer die heersende toestand pogings om die swakker seksies in die verskillende groepe of gemeenskappe wat hier genoem word, te rehabiliteer, aan bande lê.

Die verskeidenheid van natuurlike, ekonomiese en kulturele toestande in die verskillende dele van die Unie van Suid-Afrika word duidelik in Tabel 64, bll. 212, 213, aangetoon, en die gegewens in dié tabel vervat is veral op die kwessie wat hier bespreek word, van toepassing.

Die vraag ontstaan natuurlik: waarom is dit dat sekere streke, watter maatstaf ons ook al toepas, blykbaar deurgaans aandui dat hulle oor swakker mense-material as ander streke beskik? Behalwe Tabel 64, waarna reeds verwys is, het ons in hierdie hoofstuk die verskille tussen streke op die basis van die syfers vir die sekundaire onderwys in die Kaapprovincie aangedui. Die syfers vir streke in die Transvaal en Oranje-

Vrystaat word in Tabelle 18 en 19 aangegee:—

Tabel 18 is 'n vergelyking van vier streke in die Transvaal wat betref die percentasie sekundaire leerlinge bereken uit die gehele skool-bevolking. Hierdie syfers is gebaseer op die statistiek vir agt jaar, 1923-1930.

Tabel 18. — Percentasie leerlinge in Sekundaire Skole in Transvaal.

| | Bo Std. VI. % | Bo Std. VIII % |
|---|---|---|
| A. *Transvaalse Hoëveld* (Heidelberg, Bethal, Ermelo, Standerton) .............. | 9.41 | 3.46 |
| B. *Transvaalse Stede* (Witwatersrand, Centraal, Oos en Wes; Stad Pretoria) ...... | 8.02 | 2.69 |
| C. *Westelike Transvaal* (Potchefstroom, Klerksdorp, Ventersdorp, Bloemhof, Schweizer-Reneke, Wolmaransstad, Marico, Lichtenburg) ..... | 7.29 | 2.64 |
| D. *Transvaalse Bosveld en Laeveld.* (Rustenburg, Waterberg, Zoutpansberg, Pietersburg, Potgietersrust, Lydenburg, Barberton) .......... | 4.97 | 1.42 |
| Die hele Transvaal............ | 7.94 | 2.37 |

Laat ons die twee uiterstes A en D beskou. Waarom is dit dat in die Hoëveld-streek die percentasie leerlinge in sekundaire skole meer as tweemaal so groot is as in die Laeveld en Bosveld? Het die feit dat (1) die belasbare inkomste van die Hoëveld op £24.3 per blanke persoon staan, en (2) die belasbare inkomste in die geval van die Laeveld en Bosveld slegs op £13 staan, iets daarmee te doen? Heel waarskynlik, maar hierdie verskynsel kan ook die gevolg wees van 'n verskil wat nog dieper lê. Bowendien vind ons dat die percentasie vertraagde kinders op die Hoëveld minder as 15% is, terwyl dit in die geval van die Laeveld en Bosveld 20% is. Dis nie omdat die onderwys ouer is of meer gevestigde tradisies in die Hoëveld as in die Laeveld het nie. Dis net andersom. Dorpe soos Lydenburg, Pietersburg, en Potgietersrust in die Laeveld en in die Bosveld, was onderwyscentra nog voordat centra in die Hoëveld,

Grafiek 5. — Transvaal: Percentasie Hoërskoolleerlinge, (a) bo Standerd VI, (b) bo Standerd VIII in die verskillende gebiede.




soos Belfast en Ermelo, behoorlike dorpe was. As die resultate van skooltoetse wat ons toegepas het op vergelykbare groepe kinders (ryk en arm), in die dorpse laer en hoër skole in die twee streke, vergelyk word vind ons dat die onderwys-kwosiënte

is:—

| | |
|---|---|
| Hoëveldse dorpskole .... .... .... .... | 110 O.-K. |
| Laeveldse en Bosveldse dorpskole .... | 100 O.-K. |
| Laeveld en Bosveld, 20 plaasskole .... | 90 O.-K. |

As die plaas- en dorpskole van die Laeveld en Hoëveld saam geneem word, staan die O.-K. op minder as 97.

Die norm vir die hele Unie is 100 O.-K.

Daar bestaan geen rede om aan te neem dat die onderrig wat in die skole op dorpe soos Lydenburg, Potgietersrust, Pietersburg en Louis-Trichardt gegee word, minder goed is as op Ermelo, Belfast en Bethal nie. Die oorsake van hierdie groot verskille moet elders gesoek word.

'n Mens kan verwag dat ongunstige omgewingstoestande in die Laeveld en Bosveld, soos die aanwesigheid van malaria, bilharzia, drukkende hitte in die somer, langsamerhand die energie en ambisie van die mense sal ondermyn. Daar heers nog pioniertoestande. Die mense is geïsoleer en ver van beskawingscentra verwyder. Die verkeersmiddels is beperk, en daar is maar min sociale en kulturele aanraking met die buitewêreld.

Ten spyte hiervan is ons daarvan oortuig dat dit nie die enigste faktore is wat aan die minderwaardige opvoedkundige en ekonomiese posisie van dié streke ten grondslag lê nie. Trouens, soos ons later sal aantoon (by die bespreking van die resultate van die toetse in Hoofstuk VIII), is die nadelige uitwerking van malaria en bilharzia op prestasie in die verlede waarskynlik oordryf. Daar is blykbaar 'n ander en miskien nog sterker faktor. Uit historiese en ander getuienis blyk dat hierdie ongunstige toestande van die vroegste tye af 'n swakker klas mense gelok het. Natuurlik het daar 'n beter klas mense ook ingetrek; en dié van hulle wat ondernemingsgees gehad het, het in weerwil van die hitte en koors uitstekende plase aangelê. Uit ons geskiedkundige getuienis blyk dit egter dat daar in die dae van die Suid-Afrikaanse Republiek, 'n groot aantal sogenoemde „okkupasie-plase'' deur die Regering aan die mense aangebied is. Die plase moes dien as 'n soort buffer in die noorde tussen die naturelle en die beskawing. Die plase is *gratis gegee* op voorwaarde dat *hulle bewoon moes word.* Dit was nie 'n baie aanloklike vooruitsig om 'n plaas in die onbeskaafde koorswêreld, blootgestel aan invalle van moorddadige en roofsugtige barbare, te gaan bewoon nie. Dis baie onwaarskynlik dat die

* Sien Voetnoot bl. 293 vir verduideliking van onderwys-kwosiënt.

voorspoedige boer wat veilig binne bereik van die goeie markte van die Rand en Pretoria gewoon het, op die okkupasieplase in die onbeskaafde en onherbergsame noorde 'n thuiste sou gaan soek het. Natuurlik het 'n paar avonturiers uit blote avontuurlus en om die aantreklikheid van die jaglewe daarheen gegaan. Dit blyk egter dat ons redelikerwyse kan aanneem — en die getuienis wat ons van die ouer inwoners verkry het staaf die theorie— dat dit meestal die swakker, uitgeboerde persone was wat op hierdie manier in die noordelike dele gaan bly het. Die eise wat verhoogde konkurrensie in die meer digbevolkte streke van Rustenburg, Pretoria en langs die Witwatersrand hul gestel het, was bo hul vermoë, en hulle het die geleentheid te baat geneem om hul posisie te probeer verbeter.

Ons herhaal dat ons nie die indruk wil vestig dat al die nedersetters van die noorde swakkelinge was nie. Die baanbrekers van die beskawing in daardie dele kon nooit swakkelinge gewees het nie. Nietemin het daar baie swakkes saam met die sterkes daarheen gegaan en het hulle dikwels onder die beskerming van die sterkes behoue gebly. Hul behoeftes was klein; en verwyder van die eise van strawwe konkurrensie, wat 'n hoë mate van arbeidsaamheid en verstand vereis, was dit maklik om op 'n manier 'n bestaan te vind. Met behulp van die naturelle-arbeid (wat gewoonlik beskikbaar was) is daar genoeg mielies vir hul eie gebruik geplant, en bowendien was wild volop en was daar geen verbod op die jag nie. Die inheemse arm seksie van die Laeveld en Bosveld bestaan grotendeels uit afstammelinge van hierdie swakker elemente, en dis grotendeels aan hul verswakkende invloed te wyte dat die intellektuele en ekonomiese peil van die mense in hierdie streek laag is.

Hierdie natuurlike seleksie onder die mense gaan natuurlik nog voort. Hierdie onherbergsame en (met die huidige boerderymethodes) arm streke van die noorde lok nog swak types. Op die Hoëveld waar boere op groot skaal vir die wêreldmark produceer, het die konkurrensie, by voorbeeld, vir die lui en swakker type te straf geword. In dié streke is daar 'n ryke beloning vir die energieke en intelligente type van boer, maar min kanse vir diegene wat ondoeltreffende methodes toepas en net van die hand in die tand lewe. Afgesien daarvan is die winters straf en is daar nie veel kans vir lui en minderwaardige persone om net rond te lê nie. Geleidelik trek hulle na die Laeveld waar daar wel koors is, maar waar die lewe makliker is. Hier verskaf 'n tent of 'n grashut voldoende beskutting, terwyl daar op die Hoëveld beter behuising nodig was. Hier kan hulle, soos hierbo beskryf, 'n bestaan vind op 'n baie lae produksiepeil; en hierdie feit tesame met die klimaatstoestande

dra by tot die snelle ondermyning van hul weerstandsvermoë. Die oortollige plattelandse bevolking van ander dele van die Unie wat grond soek, trek ook langsamerhand in. Intussen het hul eie stukkies grond as gevolg van herhaaldelike onderverdeling kleiner geword. Wild wat eers volop was, word skaars. Hul toestand is haglik. Hierdie mense—wetgehoorsame, godsdienstige, goedhartige persone—is byna die mees veragterde seksie van ons blanke bevolking. Liggaamlik en geestelik is hulle net so swak indien nie swakker as die George-Knysnagroep armblankes nie. By 'n besoek aan hul armoedige huisies, waar net kinders volop is, kan 'n mens nie anders as tot die gevolgtrekking kom dat in 'n kort tydjie, sê minder as 'n halwe geslag, daar nie meer een van hierdie families op daardie plase sal wees nie. Hulle word reeds nou al deur nuwe intrekkers verdring.

Ekonomies het hul baie laag gesink. In die loop van een dag se besoeke het ek 'n halfdosyn huise naby die grense van die Rustenburgse en Waterbergse distrikte teëgekom waar die afstammelinge van hierdie vroeë nedersetters vandag 'n armoedige bestaan vind deur gedurende die ploegseisoen vir die meer welvarende naturelle in 'n naburige lokasie te gaan werk. Hulle word met vee of kos betaal, gewoonlik 'n paar skape, 'n kalf,—of nog die beste—'n vark. Die hele gesin bly in 'n lendelam klein waentjie, en die donkies word vir ploeëry gebruik. Dis onder mense van hierdie type dat ek die mees interessante voorbeelde van bygeloof en geloof in towerkuns aangetref het, veral wat betref naturelle-geneesmiddels vir verskillende soorte siektes.

Eenkeer moes ek 'n konferensie van die boerevereniging in hierdie streek toespreek. Ander sprekers was ook uitgenooi, maar as gevolg van vol riviere het hulle nie opgedaag nie. Ek het toe die hele vergadering op my skouers gehad, want hulle het oor lang afstande gekom en het blykbaar verwag dat ek hulle vir die orige gedeelte van die dag met toesprake moes besig hou. Nadat ek hulle meegedeel het wat ek wou sê, het ek hulle gevra om my ook 'n paar dinge te vertel. 'n Besonder interessante bespreking het daarop gevolg. Onder andere het ek hulle gevra of hulle nie gevind het dat malaria (wat in dié streek baie straf was), 'n nadelige invloed op hul boerdery gehad het nie, hul doeltreffendheid, verminder het nie, ens. 'n Ou man van byna tagtig staan toe op en sê: „Sekerlik nie! Koors tas nie 'n mens se mielies of jou beeste aan nie. Hoe kan dit jou armer maak? Ek weet waarvan ek praat. Ek weet wat koors is. Ek het nie verniet twee vrouens en ses kinders as gevolg van koors begrawe nie!" Natuurlik het 'n paar van die jonger en meer wakker boere wat teenwoordig was, daarop gewys waar die ou man die bal misgeslaan het.

Ons is maar te geneig om hierdie mense as persone te blameer; hulle is armblankes omdat hulle sleg is. Dis nie reg nie. Ek sou liewer sê dat hulle swak of arm is omdat ekonomiese kragte wat volgens die beginsel van natuurlike seleksie werk, hierdie hoedanighede uitgesoek het.

Hulle het die slagoffers van 'n ekonomiese Nemesis geword waarvan hulle die werkinge nie verstaan nie. Vir ons, wat van buite af aankyk, kom alles duidelik en eenvoudig voor. Vir hulle, wat dit net van binne af sien, is dit iets absoluut onvermydeliks, iets waaraan hulle nie kans sien om te ontsnap nie.

Ons beskryf hierdie toestande met die doel om 'n oorsaak te vind vir die swakker skoolprestasie en die stadige vordering van die sekundaire onderwys in streke waar hierdie type van mense 'n aansienlike gedeelte van die bevolking uitmaak.

Nog een punt kan aangeroer word. Op die Hoëveld is die stryd om die bestaan feller en meer opvallend as op die Laeveld. In hul poging om vooruit te kom, stuur die mense ten minste hul kinders na die hoër skole. Weens die feit dat die meeste van die swakkelinge reeds geëlimineer is, is die mensemateriaal van 'n hoër gehalte en blykbaar beter in staat om 'n hoërskoolopleiding deur te maak. Die mate waarin hierdie kinders gewoonlik uit hierdie soort onderwys voordeel trek, afgesien van die feit dat om na die hoër skool te gaan *in die mode is* of net

**Tabel 19. — Persentasie leerlinge in Sekundaire Skole in die Oranje-Vrystaat.**

| | % bokant Std. VI | % bokant Std. VIII | Belasbare inkomste per indiv |
|---|---|---|---|
| A. Suidelike O.V.S. (met inbegrip van die stad Bloemfontein) | 16.37 | 5.02 | £30.8 |
| B. Oostelike O.V.S. Dist. langs die Basoetoelandse grens (Harrismith tot Zastron). | 13.26 | 3.74 | £17.9 |
| C. Noordelike O.V.S. (Vredefort, Kroonstad, Winburg, Vrede, ens.) | 10.24 | 2.91 | £20.9 |
| D. Westelike O.V.S. (Jacobsdal, Boshof, Hoopstad, Bothaville) | 9.30 | 3.14 | £9.5 |
| Die hele Oranje-Vrystaat | 12.3 | 3.80 | £22.4 |

om te voldoen aan die formaliteit van toelatingsvereistes, is heeltemaal 'n ander saak. Ons het dit oor seleksie en nie oor opleiding nie.

Die Vrystaat verskaf 'n verdere voorbeeld. Dis die mees homogene provincie in Suid-Afrika, ekonomies sowel as wat rasseverdeling betref. Hier vind ons ook dat die armste streek, naamlik die westelike gedeelte, die kleinste percentasie kinders in die hoër skole het. As gevolg van een goeie hoër skool (die een op Boshof) is die percentasie bokant Std. VIII egter nie die laagste nie. Ons gee die gemiddelde syfers vir die afgelope ses jaar in die vier streke waarin ons die Oranje-Vrystaat verdeel het (sien bladsy 208) asook die belasbare inkomste per blanke persoon van die bevolking.

Die digtheid van die bevolking hang saam met die ekonomiese en opvoedkundige toestande. Die getal blanke persone per vierkante myl is as volg:—

A = 4.1; B = 4.9; C = 4.9; D = 2.1.

Natal in sy geheel is vandag ekonomies 'n „goeie" provincie. Trouens, dit het die hoogste belasbare inkomste per persoon van die blanke bevolking van die vier provincies. Die teenwoordigheid van Koelies (Indiërs) dra hiertoe by. Tegelykertyd het dit die kleinste percentasie vertraagde kinders op skool, asook die kleinste percentasie *subnormale* kinders (sien bll. 212, 213, Tabel 64).

Ten slotte wil ons onderstaande beginsel aangee as ten minste een moontlike verklaring van die onegalige verdeling van verstand in Suid-Afrika. Dis indirek te wyte aan ons onegalige natuurtoestande. Soos ons reeds aangetoon het, *lok ekonomies „goeie" streke blykbaar goeie mense-materiaal en hou hulle daar. „Swak" streke lok swakker types van mense en verloor die goeies wat daar mag uitslaan. As hierdie swakker types eers daar is, akcentueer die ongunstige omgewingstoestande die inherente swakhede wat hulle oorspronklik mag gehad het en die eindresultaat is nog verdere agteruitgang.*

Soort soek soort, en as 'n swak type van mens eers in 'n distrik ingetrek het, sal daar waarskynlik meer van dieselfde soort intrek. Dit is blykbaar 'n paar van die redes waarom 'n mens so dikwels die swakste types van mense in die swakste dele van die land bymekaar aantref; in afgesonderde klowe, sandduine en malariastreke.

Dis ook alombekend (soos ons alreeds aangetoon het) dat stede en ander dele wat natuurlik ryker is, weens die groter moontlikhede en beloning wat hulle aanbied, die meer bekwame en energieke persone lok. 'n Mens kan maar net die gesinne wat

jy kan noem en die loopbane van die verskillende lede nagaan. 'n Mens sal byna altyd vind dat selfs onder diegene wat op die plase gebore is, die bekwaamstes vandag óf in een of ander professie is, óf 'n beroep volg wat alleen in digbevolkte streke uitgeoefen kan word.

Dis derhalwe niks buitengewoons om te vind dat die stedelike centra 'n hoë verstandspeil openbaar nie. Wat die skool betref, is hulle dubbel geseën; nie alleen is die mensemateriaal beter nie, maar daar is soveel meer stimulerende, kulturele en opvoedende aanrakingspunte.

Omgekeerd ly die swak streek in twee opsigte: die mensemateriaal is swak, en die omgewing het 'n gebrek aan opvoedende aanrakingspunte.

Nie alleen in stede nie, maar ook in ontginde en belowende plattelandse streke, soos die Transvaalse Hoëveld, tref ons 'n soortgelyke proces van seleksie aan. Die Transvaal lok, soos ons reeds aangetoon het, groot getalle van die oortollige plattelandse inwoners van die ander provincies. Sommige van hierdie mense is „goeie'', vooruitstrewende boere wat meer ruimte van beweging soek. Ander is arm en swak, sonder kapitaal, maar hulle koester die vae hoop dat hulle hul posisie sal verbeter deur noordwaarts te trek.

Dis interessant om op te merk hoe 'n „goeie'' streek soos die Hoëveld die sterker type van boer lok. Ek herinner my 'n reis van min of meer 40 myl in 'n reguit lyn op die Hoëveld; al die plase waaroor ek gereis het, het binne die afgelope tien jaar van eienaars verwissel; almaal word bewoon deur nuwe intrekkers uit die suide, meestal van 'n goeie type.

Die armer klasse (met opmerklike uitsonderings natuurlik) beland meestal in die Bosveld en Laeveld, waar die lewe skynbaar makliker is, maar waar daar min vooruitsig vir enige persoon behalwe die kapitalis en die man wat op 'n groot skaal boer, is. Dieselfde Nemesis wat die ondergang van die oorspronklike inwoner bewerkstellig het, oorval mettertyd hierdie swakker type van nuwe intrekker; en ons vind hulle vandag byna almaal met die oë op die Staat as hul enigste reddingsbron gevestig. (Sien Hoofstuk VII: *Vry Onderwys en die Gees van Afhanklikheid.* Dit is hulle wat die geledere van die mense op die staatsonderstandswerke en van die armblankes laat aangroei.

Onderstandswerke bied maar 'n baie geringe weerstand teen die sterk teruggolwing uit die plattelandse distrikte na die groot stedelike centra. Inteendeel, het ons gegewens wat aantoon dat sommige van hierdie welgemeende pogings, om dit te voorkom, die stroom na die stede versnel het. Aangelok deur

goeie lone, verbreek hierdie mense alle bande wat hulle aan die platteland bind, en word hulle dagloners op onderstandswerke in verband met pad-aanleg of besproeiingswerke. Hulle is nie aan geld gewoond nie, en die gemiddelde loon van byna 10/- per dag op stukwerk, is vir hulle 'n fabelagtige salaris. Hulle vriende en familiebetrekkinge wat op die plase voortsukkel, hoor hiervan en sluit ook by hulle aan. Alles gaan goed solank as die werk voortduur. Ná drie of vier maande is b.v. die pad klaar en die Staat sê vir hulle: „Ons is jammer maar ons het nie meer paaie om te bou nie.'' Hulle argumenteer en sê: „Ons is nou staatsambtenare en die Staat *moet* ons werk gee.'' As hul stemme genoeg gewig dra, sal daar miskien met 'n ander pad 'n begin gemaak word. Gebeur dit nie, wat meestal ook die geval is, moet hulle maar sien om klaar te kom. Waarheen moet hulle gaan? Terug plaas-toe kan hulle nie gaan nie. Hulle het hul bietjie vee verkoop. Hulle het nie gesaai nie en kan dus nie oes nie. „Oom Piet van Vuuren'', of die boer by wie hulle bywoner was, het reeds ander reëlings getref. Die enigste plek waarheen hulle kan gaan, is die stad. Hulle is nou dagloners en die stad is die plek waar 'n mens om loon werk. Die trek na die stad begin. Dáár is miskien familiebetrekkings wat nie omgee om hulle en hul klomp kinders in hul huisie te neem nie. Hulle weet dat hulle in die stad nie sal honger ly nie, want daar is ten minste liefdadigheidsinrigtings wat na hulle sal omkyk. Die mans gaan voeg hulle by die lang ry werkeloses voor die Arbeidsbureau en sit daar dag na dag en wag op 'n werkie. Al wat hulle kan doen is ongeskoolde werk. Dit bring hulle in konkurrensie met die naturel; en tensy die munisipaliteit 'n speciale poging aanwend om hulle in diens te neem, sal hulle geen werk kry nie. Spoedig kom die ontnugtering; die stad is anders as wat hulle hul dit voorgestel het. Wanhoop lei tot demoralisasie. Hierdie mense verloor langsamerhand hul self-respek omdat hulle van liefdadigheid moet leef. Die gees van onafhanklikheid wat voorheen so sterk in hierdie eertydse plattelandse bewoner en sy voorvaders was sterf, en met verloop van tyd vind ons in ons stede talle van mense wat, as gevolg van ongunstige omstandighede en teleurstelling, 'n ontevredenheid en 'n ruggraatlose afhanklikheid van liefdadigheid ontwikkel het.

Wat kan die skool doen teen sulke ekonomiese kragte en natuurkragte wat die trek van die mensdom beheer en die seleksie van mensemateriaal in 'n besondere streek bepaal? Die onderwyser moet die kinders neem soos hy hulle kry. In die arm dele van die Laeveld en Bosveld of onder die George-

Knysnase boswerkertype kom hulle by voorbeeld skool-toe skaars met klere aan, ondervoed en waarskynlik ook erflik belas. Die skole van Fordsburg en Newlands op die Witwatersrand is soms vol kinders van hierdie nuwe intrekkers in die stad, wat hierbo beskrywe is — die oorblufte klein slagoffers van voortdurende rondtrekkery, oorbevolkte en onhygiëniese toestande in die stedelike agterbuurt en van ondervoeding.

Onder origens gelyke omstandighede sal die vashoukrag van die skool natuurlik afwissel volgens die kwaliteit van die mensemateriaal waarmee dit moet werk. Uitgebreide skemas vir studiebeurse om die kinders op skool te hou, sal nie juis 'n redmiddel wees nie. Inteendeel ons is daarvan oortuig dat pogings om die sekundaire skole vol swak kinders te stop, blote verkwisting van geld en mensekragte sal wees, solank as—moet ek byvoeg— die sekundaire onderwys bly wat dit vandag is.

Wat moet dan gedoen word? Die skool kan nie die oë vir hierdie vraagstuk sluit deur te sê dat dit buite sy beheer is nie. Nee, 'n ingrypende verandering in ons hele onderwys-organisasie is nodig, 'n verandering wat kennis sal neem van hierdie storende verskille tussen ons mensemateriaal en van die uiteenlopende behoeftes van die verskillende seksies van ons bevolking — in plaas van net ingerig te wees vir die „gemiddelde kind'' wat nie bestaan nie.

Dis egter 'n groot vraagstuk — 'n vraagstuk wat ons in die laaste hoofstuk van hierdie verslag kortliks weer sal aanraak.

In die volgende hoofstuk sal ons probeer uitvind wat werklik van die kinders word nadat hulle op verskillende stadiums van die skoolonderwys onder die vashoukrag van die skool uit geraak het.

## HOOFSTUK IV.

## WAT VAN KINDERS WORD NADAT HULLE DIE SKOOL VERLAAT: BEROEPSLEIDING.

### Inleiding.

Die Armblanke-vraagstuk het sy ontstaan grotendeels te danke aan die onvoldoende ontdekking en gebruikmaking van ons menslike kragbronne in alle lae van die maatskappy.

In die voorgaande hoofstuk het ons gesien hoeveel kinders die skool op die verskillende stadia verlaat. In hierdie hoofstuk sal ons probeer om 'n oplossing van die volgende drie vraagstukke te vind:—

(1) In watter beroepe begeef die seuns hulle nadat hulle die skool verlaat het?

(2) Watter loopbane kies die kinders as hulle nog op skool is, en watter kanse is daar vir die verwesenliking van hulle ambisies?

(3) Op watter manier kan die skool help om die ontsettende verspilling van menslike energie wat deur blinde beroepskeuse veroorsaak word, te voorkom? *

Daar is miskien geen enkele omstandigheid wat ons in ons beskuldiging teen die skool (soos vervat in ons hoofstelling, sien Hoofstukke I en IX) beter ondersteun as die so goed as algehele afwesigheid van gegewens ten opsigte van die onderwerp van hierdie hoofstuk nie. In geen enkele opsig is duideliker bewys gelewer dat die skool grotendeels geen voeling het met die lewensvereistes waartoe hy veronderstel word om die kinders op te voed nie.

Soos in die vorige hoofstuk te kenne gegee is, moes ek by die begin van hierdie ondersoek, waarin ek die bostaande vraagstukke as die belangrykste geplaas het, tot die ontdekking kom dat niemand my ook maar die geringste inligting kon verskaf omtrent die produksie van ons skole (d.i. die aantal kinders wat ons skole jaarliks aflewer) of omtrent die afsetgebied vir, en die

* "I suppose that one could define education as the lifting of minds out of blind alleys." — H. G. Wells.

aanvraag na daardie produkte nie—om nie te praat van informasie omtrent die mate van sukses waarmee skole aan die aanvraag na hulle produkte kon voldoen nie. Te oordeel na wat ek uit hulle verslae kon aflei, skyn dit asof die onderwysautoriteite nie die moeite gedoen het om uit te vind wat met die kinders gebeur as hulle die skool verlaat het, watter beroepe plek vir hulle het of hoeveel van hulle geen werk kon vind nie.

Probeer 'n oomblik u die een of ander besigheidsorganisasie voor te stel, b.v. die myne, of laat ons sê 'n motorfabriek (want ons skole begin mos meer en meer op fabrieke te lyk) met 'n jaarlikse lopende uitgaaf van naastenby £10,000,000 (dit is wat ons opvoeding ons teenswoordig kos) wat so onverskillig sou wees omtrent die grootte van sy omset en die vraag na sy produkte. 'n Mens sou sê dat die direkteure van so'n organisasie hulle met valse illusies voed, as so'n lewensbelangryke punt in hulle besigheid van so min gewig vir hulle is dat dit nooit in hulle rapporte aan die volk wat die geld vir die onderneming verskaf, verskyn nie. En tog was dit altyd en is dit nog presies die geval met betrekking tot die groot onderwysbesigheid in hierdie land. Ons sou nie so'n toestand van sake duld as dit ons materiële belange geld nie, maar ons is heeltemaal tevrede om met betrekking tot die belange van ons geestelike en menslike kragte op so'n manier op goed geluk af voort te gaan.

Teenswoordig word betreklik groot somme geld deur alle moderne industrieë uitgegee vir die noukeurige bepaling en eliminasie van wat verspil word — daardie aanhoudende klein lekkasies wat vir die oog nie merkbaar is nie, maar wat 'n groot verskil in die wins of verlies uitmaak. En tog, waar ons met die skool as 'n industrie te doen het, wat op 'n reusagtige skaal besig is met die afrigting van die kosbaarste artikel in die wêreld, die plooibare menslike gees, daar kwel ons ons nouliks oor die geweldige moontlikheid van kragsverspilling. Die algemene verskynsel van vertraging in die skole, wat ons in die volgende hoofstuk behandel, en die verlies van geld en van karakter wat daarmee gepaard gaan, is maar een van die voorbeelde van verspilling in ons stelsel van opvoeding.

Ons vind selfs 'n nog groter verwaarlosing van menslike vermoëns in die feit dat wanneer die kind die skool verlaat, hy sonder behoorlike beroepsleiding in die wêreld ingestoot word.

'n Generasie of twee terug was dit miskien nie van veel betekenis nie, maar teenswoordig, nou dat die lewe gedurig ingewikkelder word, is dit niks minder as 'n ramp nie. Ek skryf dit nie om iemand te blameer nie, maar veeleer om 'n pleidooi te lewer vir opvoedkundige ondersoek.

Deeglike ondersoek van 'n nasionale en nie bloot 'n beperkte of provinciale aard nie, is vir sover as dit hierdie saak betref, dringend nodig. Ons moet nie alleen uitvind wat die jaarliks gelewerde bedrag van menslike werkkragte is nie, maar ook hoe dit vir sy taak voorberei is en watter kanse dit het om 'n veld vir vrugbare ontwikkeling te vind. Om dit te bereik is 'n sorgvuldige opname nodig van die maatskaplike en industriële behoeftes van die land. Dis noodlottig om kinders blindweg op te lei vir beroepe wat niks het om hulle aan te bied nie. Die Nasionale Onderwysbureau, opgerig in 1929, het reeds deur sulke opnames 'n begin in hierdie rigting gemaak. Tog is van die byna tien miljoen pond wat deur die Staat aan die onderwys uitgegee word, minder as 'n tienduisendste deel aan hierdie soort ondersoek gewy, wat die werking en resultaat van die stelsel van onderwys in sy geheel tot onderwerp het. As ons dit vergelyk met wat ander groot industrieë, soos myne, landbou (privaat of van staatsweë) in hierdie land aan navorsingswerk bestee—om nie te praat van die bedrae wat in ander lande vir suiwer navorsing in verband met leërs en vlote, of deur oorseese maatskappye soos die „Bell Telephone''- of „General Electric''-maatskappy uitgegee word—dan lyk die bedraggie hierbo genoem, erbarmlik klein.

Die vernaamste oorsaak van die hele toestand skyn te wees dat die onderwys in ons land nog nooit uit 'n nasionale oogpunt bestudeer is nie, met die gevolg dat dit nooit besef is hoe min die volksopvoeding hom aan die ekonomiese behoeftes van die land aangepas het nie. Hierdie behoeftes hang baie nou saam met en word grotendeels bepaal deur die nasionale ekonomiese politiek, maar die neerlê van ons onderwysbeleid, wat in baie noue voeling met die volk se ekonomiese behoeftes moet bly, word nie as 'n nasionale saak beskou nie.

In die statistiese gegewens wat hier volg, probeer ons in elk geval om 'n beeld te gee van die toestand van die land in sy geheel, sodat die toestand van die armer deel van ons bevolking in sy ware perspektief kan gesien word. Die werk om hierdie statistieke te versamel het 'n deel uitgemaak van 'n opname wat ek in die Nasionale Onderwysbureau gemaak het.

## Wat word van seuns nadat hulle die skool verlaat het?

Soos in ons vorige hoofstuk uiteengesit is, het ons gevind dat volgens ons jongste gegewens 35,000 seuns en meisies in die loop van een jaar die skool op verskillende hoogtes van skoolontwikkeling verlaat. Hiervan is 18,000 seuns.

Daar die vraagstuk om beroepe vir seuns te vind op die oomblik die dringendste is, het ek spesiaal werk daarvan gemaak om uit te vind wat van die *seuns* word wat op verskillende stadia die skool verlaat. Hierdie ondersoek, wat hom oor verskeie jare uitstrek, verskaf die gegewens omtrent meer as 72,000 seuns. Hulle is verkry van die 2,237 skole waarheen ek sirkulaires om informasie gestuur het. Ek het alle opgawes waarby ook maar die geringste twyfel bestaan het omtrent die betroubaarheid van die mededelings van die hoof, verwerp.

Ek is van mening dat die resultate wat hier gegee word, vir alle praktiese doeleindes vertroubaar en verteenwoordigend is.

Ek het die gegewens omtrent byna net so veel meisies versamel, maar die tyd en middels om dit ook te tabelleer het my ontbreek.

**Watter beroepe trek die meeste seuns?**

Die antwoord op hierdie vraag word gegee in die volgende tabel, wat die gegewens vir die vier provinsies gesamentlik en afsonderlik percentsgewyse voorstel:—

**Tabel 20. — Percentasie seuns wat die volgende beroepe gevolg het nadat hulle die skole verlaat het: (72,000 gevalle).***

| Beroepe gevolg | K.P. | Natal | Trans. | O.V.S. | Totaal (Unie) |
|---|---|---|---|---|---|
| | % | % | % | % | % |
| Boerdery | 43.3 | 46.2 | 52.7 | 61.7 | 47.1 |
| Ongeskoolde en halfgeskoolde ambagte | 13.1 | 12.6 | 10.4 | 9.0 | 11.8 |
| Geskoolde ambagte | 3.7 | 6.3 | 5.4 | 2.6 | 4.1 |
| Klerklike werk | 13.9 | 13.9 | 8.3 | 8.0 | 12.6 |
| Staatsdiens (Polisie en Verdediging inbegrepe) | 5.1 | 5.0 | 6.9 | 5.1 | 5.6 |
| Professies | 4.0 | 1.2 | 2.9 | 2.6 | 3.3 |
| Ander bedrywe | 16.9 | 14.8 | 13.4 | 11.0 | 15.5 |
| | 100.0 | 100.0 | 100.0 | 100.0 | 100.0 |

Hierdie is die verhoudinge van die beroepe gevolg deur die 72,000 seuns wat gedurende 'n aantal jare, so ver as vertroubare

* Hierdie tabel moet tesaam met tabelle 28 en 29 bestudeer word. Daarin word die getalle aangegee van die persone wat in die verskillende beroepe vandag werksaam is. Sien ook Tabel 30 waarin die beroepsambisies van kinders aangedui word.

J

aantekeninge van onderwysers gaan, die skool verlaat het. Ons het hierdie verhoudinge toegepas op die 18,000 seuns van wie ons weet dat hulle in die loop van een jaar die skool verlaat, natuurlik veronderstellende dat die verhoudinge van die beroepe wat die seuns in die loop van daardie jare gekies het, min of meer konstant was. Hierdie punte moet in gedagte gehou word by die interpretasie van die getalle en tabelle wat hieronder gegee word.

Uit die totale aantal seuns wat die skool verlaat, neem 47.1% (d.i. ongeveer die helfte) *boerdery* ter hand as 'n middel van bestaan. In die O.V.S. neem, soos ons verwag het, die grootste percentasie van die seuns dit ter hand. Vergelyk Tabel 29.) 11.8% word ongeskoolde en halfgeskoolde arbeiders. In hierdie opsig staan die Kaapprovincie die hoogste en die Oranje-Vrystaat die laagste. Almaal wat minder as 6/- per dag met nie-klerklike werk verdien, is geklassificeer onder *ongeskoolde* arbeid, tensy hulle as vakleerlinge in die een of ander bedryf ingeskryf is. Geregistreerde vakleerlinge is onder geskoolde arbeid gerangskik. Alle spoorwegarbeiders is onder *ongeskoolde* arbeid gereken, en hulle vorm ongeveer die helfte van almaal wat onder hierdie kategorie begrepe is. Transportryers, padmakers, handlangers, ens., word almaal beskou as ongeskoold. Onder *halfgeskoolde* arbeid is begrepe mense wat 'n bestaan maak uit 'n beroep wat hulle sonder om 'n leerlingskap deur te maak somaar „opgetel" het en waarmee 'n volwassene nie meer as 10/- per dag verdien nie. Hierdie afdeling is maar effens meer as een-tiende van die ongeskoolde groep en is by hulle ingedeel om die oorsig te vereenvoudig.

*Geskoolde* ambagte, wat 'n leerlingskap met behoorlike opleiding vereis, neem 4.1% op. Mynwerkers is egter onder „ander bedrywe" gerangskik. Hulle bedra maar net 1%. Fabrieksarbeiders (1.7%) is ook by hierdie kategorie ingesluit, alhoewel een-sesde van hulle (d.i. .3%) feitlik beskou kan word as mense wat werk van 'n geskoolde aard doen, al kry hulle ook nie altyd die betaling van 'n geskoolde arbeider nie. Ten opsigte van hierdie beroepe neem Transvaal en Natal die meeste seuns op.

Alle mense wat klerkwerk doen, selfs tikwerk en snelskrif inbegrepe, óf in 'n winkel óf by enige ander besigheid, b.v. 'n bank, garage, die spoorweg of 'n poskantoor verrig, is onder *klerklike* werk gerangskik. In hierdie groep staan die Kaapprovincie en Natal aanmerklik hoër as die Transvaal en die O.V.S.

5.6% kom in die *Publieke Diens* tereg. Die polisie en die verdedigingsmag (wat meer as drie-vyfdes van hierdie groep

uitmaak) en alle nie-professionele lede van die Civiele Diens is by hierdie groep ingedeel. Skoolinspekteurs en magistrate b.v. is egter by die professies ingedeel en nie by die publieke diens nie.

Dit verbaas ons nie dat die Transvaal, waarin die administratiewe hoofstad van die Unie geleë is, die grootste percentasie seuns het wat in die publieke diens gaan nie.

Slegs 3.3% slaag daarin om 'n *professie* te bereik, wat die begeerte van soveel seuns skyn te wees. (Meer as die helfte van die 3.3% bestaan uit onderwysers.) In hierdie opsig staan Transvaal en die Oranje-Vrystaat min of meer gelyk, die Kaapprovincie met 4% die hoogste, en Natal met 1.2% die laagste. (Twee-derdes van al die onderwysers in die Unie is in die Kaapprovincie gebore.)

Onder *ander bedrywe* (15.5%) het ons alle mense gegroepeer wat geen duidelik omskryfbare werk het nie (5.1%, wat ongeveer een-derde van die groep uitmaak), en ook mynwerkers, delwers, garage-mense (tesame 2%) en boswerkers, smouse, helpers in fabrieke, nie-klerklike werkers in verskillende takke van die handel, ens., ens.

Dis 'n uiters moeilike saak om bedrywe en beroepe te klassificeer. Byna 'n duisend verskillende beroepe word volgens die lys in die volkstellingsrapport van 1926 teenswoordig in Suid-Afrika uitgeoefen. Om die saak te vereenvoudig gee ons slegs 'n ruwe klassifikasie, en die decimale gee aan die syfers slegs 'n aansien van noukeurigheid. Hierdie getalle, gebaseer op ons lys van 72,000 gevalle, kan moontlik relatief 'n klein percentasie te hoog of te laag wees. Ons doel is maar net om 'n ruwe aanduiding te gee van die relatiewe grootte van die aantalle wat verskillende beroepe uitoefen.

**Met watter skoolkwalifikasies tree die seuns in die volgende beroepe in?**

Die Tabelle 21-25 gee 'n antwoord op hierdie vraag. Die getalle word vir die hele Unie gegee. Hulle is ook gebaseer op die veronderstelling dat die kwalifikasies waarmee die seuns die skool verlaat het om in die verskillende beroepe te gaan, gedurende die jare waaroor die 72,000 gevalle versprei is, min of meer konstant gebly het. Met behulp van hierdie percentasies het ons die werklike aantal seuns (uit die 18,000 wat die skool in een jaar verlaat) wat waarskynlik in hierdie beroepe gaan, bereken.

Tabel 21 moet as volg gelees word. Uit die totaal van 18,000 seuns wat die skool verlaat, eindig 7,888 hulle skoolloopbaan sonder 'n St.-VI-certifikaat. Die eerste kolom ná „Beroep

**Tabel 21. Verskillende beroepe gevolg deur seuns wat die skool met die volgende maximum-onderwyskwalifikasies verlaat het. Die percentasies is bereken uit die aantal (18,000) wat die skool in die loop van een jaar verlaat.**

| Beroep Gevolg : | Het die skool verlaat. | | | | | | | | | | Totaal wat skool verlaat in een jaar | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| | Sonder 'n Standerd VI Certifikaat | | Met 'n Standerd VI Certifikaat | | Alleen met Standerd VII | | Alleen met Standerd VIII | | Met Standerd X Certifikaat | | | |
| | % | No. | % | No. | % | No. | % | No | % | No. | % | No. |
| Boerdery | 62.5 | 4,950 | 44.2 | 2,637 | 33.3 | 384 | 24.1 | 386 | 9.3 | 129. | 47.1 | 8,486 |
| Ongeskoolde en Halfgeskoolde Arbeid | 13.6 | 1,077 | 12.7 | 760 | 13.9 | 160 | 7.6 | 122 | 0.6 | 8 | 11.8 | 2,127 |
| Geskoolde Ambagte | 2.2 | 166 | 6.7 | 398 | 7.1 | 82 | 4.2 | 67 | 1.6 | 22 | 4.1 | 735 |
| Klerklik | 2.9 | 222 | 11.8 | 707 | 22.4 | 258 | 36.2 | 580 | 36.2 | 502 | 12.6 | 2,269 |
| Regeringsdiens, Polisie en Verdediging | 1.8 | 135 | 5.9 | 350 | 7.2 | 83 | 10.6 | 170 | 19.3 | 268 | 5.6 | 1,006 |
| Professies | | | 1.4 | 86 | 4.2 | 48 | 6.7 | 107 | 25.4 | 352 | 3.3 | 593 |
| Ander Bedrywe | 17.0 | 1,338 | 17.3 | 1,034 | 11.9 | 137 | 10.6 | 170 | 7.6 | 105 | 15.5 | 2,784 |
| Totaal : | (100.0) | 7,888 | (100.0) | 5,972 | (100.0) | 1,152 | (100.0) | 1.602 | (100.0) | 1,386 | (100.0) | 18,000 |

gevolg." aan die linkerkant gee die soorte werk aan wat die 7,888 seuns wat nie die laerskoolkursus (St. VI) voltooi nie, ter hand neem. 62.5% van hulle gaan boer, 13.6% neem ongeskoolde en halfgeskoolde werk op, 2.2% geskoolde werk, 2.9% kerklike werk, 1.8% gaan in die publieke diens en 17% neem verskillende bedrywe op of is sonder werk. Die werkloses bedra een-derde van die 17%. Die werklike aantalle word agter die persentasies aangegee. Die ander kolomme moet op dieselfde manier gelees word.

Dis 'n veelbetekenende feit dat die persentasie van dié wat gaan boer, afneem namate die standaard van skoolopvoeding styg. Let op hoe die persentasie van dié wat in ambagte gaan, opklim tot St. VII, en dan weer daal. Die persentasies van dié wat hul in klerklike werk, die publieke diens en die professies begeef, styg deur die bank geleidelik, ofskoon dit lyk asof die matrikulasie-certifikaat vir dié wat klerklike werk gaan doen, geen extra voordeel bo die St.-VIII-certifikaat aanbied nie. Die persentasie van dié sonder enige vaste beroep verminder met die standerds as volg: Sonder St. VI 6.3%, met VI 4.8%, met St. VII 3.2%, met VIII 1.6%, met X 2.2%.

Dis vir ons onmoontlik om hier die opvoedkundige en ekonomiese implikasies van hierdie tabel vir alle beroepe te bespreek. Dit verdien sorgvuldige studie, omdat 'n deeglike ontleding van alles wat hierdie syfers insluit, tot op sekere hoogte aandui in watter mate ons opvoeding in die voorbereiding vir die verskillende lewenstake slaag of feil, nie alleen wat betref beroepsopleiding *ad hoc* nie, maar hoofsaaklik wat betref 'n gesonde algemene opvoeding.

Watter vooruitsigte is daar b.v. in die toekoms vir die volgende seuns?

(a) Die 4,950 seuns wat wil gaan boer en nie die hele laerskoolkursus deurloop het nie. Soos ons later sal sien, besit die vaders van die meeste van hulle geen grond nie. Vir 'n groot aantal van dié wie se vaders wel grond besit, is dit weens verbande, skulde, ens., nie 'n baat nie, maar 'n las. As ons hulle ook meetel, kry ons jaarliks uit die skole naastenby 3,000 seuns vir wie dit so goed as onmoontlik sal wees om uit boerdery 'n behoorlike bestaan te maak: hulle het nie die laerskoolkursus voltooi nie, en hulle besit geen grond nie.

(b) Dan is daar, sê maar, 1,000 wat jaarliks sonder St. VI ongeskoolde werk opneem. Daar hulle nie eens die St.-VI-certifikaat het nie, sal hulle hoogswaarskynlik dagloners bly. Hulle sal binnekort trou en 'n gesin begin te onderhou met 'n loon van 5/- of 6/- per dag.

(c) Van die 1,338 wat in ander werksaamhede tree (b.v. delwers, boswerkers, ens.) sonder 'n St.-VI-certifikaat, sal daar baie, seker ten minste die helfte, wees (sê 700) wat weens hulle gebrek aan kwalifikasies op 'n baie lae ekonomiese trap sal moet leef.

As ons hierdie drie groepe saam beskou, vind ons dat daar *jaarliks byna* 5,000 *uit die* 18,000 *seuns heeltemaal onvoorbereid vir die stryd om die bestaan deur ons skole afgelewer word.* Dit beteken dat meer as 25% van ons seuns ten gevolge van die onvoldoende voorbereiding en geringe kanse op 'n fatsoenlike bestaan wat die skool en die huis verskaf, voorbestemd is om benede die lewensstandaard van 'n beskaafde Europeaan te lewe, en om, in ander woorde, potensieël, indien nie aktueel nie, armblankes te word. Dit verteenwoordig maar net een jaar se opbrengs van onbevoegdes deur ons Europese skoolstelsel en maatskappy gelewer. Hierdie soort ding gebeur egter elke jaar, en met die daeliks toenemende stryd om die bestaan kan ons die toekoms van hierdie seuns slegs met die grootste besorgdheid tegemoetsien.

Dieselfde feite wat in Tabel 21 vervat is, kan egter op 'n ander manier voorgestel word. In plaas van om te wys hoeveel die skool verlaat met Std. VI *en niks meer nie,* of Std.VII *en niks meer nie,* ens., soos in Tabel 21, wil ons in Tabel 22 aantoon, hoeveel verder as St. VI en verder as St. VII, ens., geleer het, toe hulle die skool verlaat om hulle verskillende beroepe op te neem. Tabel 21 gee die hoogste standerd wat op skool bereik is, en Tabel 22 die laagste. In Tabel 22 is die percentasies vir elke beroep ook bereken uit die totaal *vir daardie beroep,* terwyl by die berekening van die percentasies in Tabel 21 die aantal wat in die skool 'n sekere hoogte bereik het, die basis vorm. In Tabel 22 bedra die percentasies bymekaargereken nie 100 nie, omdat baie daarvan inklusief is, b.v. met betrekking tot boerdery sluit die 41.7% wat verder as St. VI geleer het, natuurlik ook dié in wat verder as St. VII en VIII, ens., gegaan het.

### Onderwyspeil van seuns wat gaan boer.

Tabel 22 moet as volg verstaan word. Neem die eerste ry. Uit die totaal van 18,000 seuns gaan 8,486 boer. Van hierdie totaal is daar 4,950 seuns (d.i. 58.3%) wie se hoogste skoolpeil St. V is, d.i. hulle het die skool verlaat voordat hulle die laerskoolkursus voltooi het. Ons moet nie die feit uit die oog verloor nie dat hulle ons toekomstige boere sal wees, wat

Tabel 22. Skoolkwalifikasies waarmee seuns die verskillende beroepe uitoefen nadat hulle die skool verlaat het (bereken op die basis van die 18,000 seuns wat die skool gedurende een jaar verlaat).

| Beroep Gevolg | Seuns wat hoogstens St. V deurgekom het | | Seuns wat verder as V geleer het (d.i. wat ten minste 'n VI-cert. het) | | Seuns wat verder as VI geleer het (d.i. wat ten minste VII het) | | Wat verder as VII geleer het (d.i. wat ten minste VII het) | | Seuns wat Matriek deurgekom het | | Totaal |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| | % | Aantal | % | Aantal | % | Aantal | % | Aantal | % | Aantal | |
| Boerdery | 58.3 | 4,950 | 41.7 | 3,536 | 10.6 | 899 | 6.1 | 515 | 1.5 | 129 | 8,486 |
| Ongeskoolde en Half-geskoolde Arbeid | 50.6 | 1,077 | 49.4 | 1,050 | 13.6 | 290 | 6.1 | 130 | .4 | 8 | 2,127 |
| Geskoolde Ambagte | 22.6 | 166 | 77.4 | 569 | 23.3 | 171 | 12.1 | 89 | 3.0 | 22 | 735 |
| Klerklike Werk | 9.8 | 222 | 90.2 | 2,047 | 59.1 | 1,340 | 47.7 | 1,082 | 22.1 | 502 | 2,269 |
| Staatsdiens (Polisie en Verdediging inbegrepe) | 13.4 | 135 | 86.6 | 871 | 51.6 | 521 | 43.4 | 438 | 26.6 | 268 | 1,006 |
| Professies | | | 100.0 | 593 | 85.5 | 507 | 77.4 | 459 | 59.4 | 352 | 593 |
| Ander Beroepe | 48.1 | 1,338 | 51.9 | 1,446 | 14.8 | 412 | 9.9 | 275 | 3.8 | 105 | 2,784 |
| Totaal | 43.8 | 7,888 | 56.2 | 10,112 | 23.0 | 4,140 | 16.6 | 2,988 | 7.7 | 1,386 | 18,000 |

veronderstel word die ruggraat van die nasie te wees. 3,536 van die 8,486 (d.i. 41.7%) het egter met goeie gevolg verder geleer as St. V en besit ten minste 'n St.-VI-certifikaat. 899 van die 8,486 (d.i. slegs 10.6%) van die seuns wat gaan boer, het ten minste St. VII heeltemaal deurloop in vergelyking met 23.3% van dié wat geskoolde beroepe opneem, of 23% van alle seuns

**Grafiek 6. — Die Onderwyspeil bereik deur seuns wat gaan boer in vergelyking met die van seuns in alle beroepe. (Uit elke 100 wat die skool verlaat besit soveel die volgende sertifikate).**

(Boerdery deur swart kolomme voorgestel en alle beroepe met skuins strepies.)



wat die skool verlaat. 515, of 6.1% het verder geleer as St. VII, en slegs 129, d.i. 1.5% het deur matrikulasie gekom, in vergelyking met 16.6% en 7.7% respektieflik, wat die gemiddelde hoogte van skoolontwikkeling is van alle seuns wat gaan werk.

In Grafiek 6 het ons getrag om grafies aan te toon hoever benede die gemiddelde vir die hele land ons boeregemeenskap op die onderskeie hoogtes van skoolopvoeding is. Daar moet in gedagte gehou word dat hierdie syfers die hoogte van ontwikkeling verteenwoordig van die seuns wat op die huidige tydstip die skool verlaat om te gaan boer. In vroeër jare was hierdie peil natuurlik baie laer (sien bl. 38 en 39 hierbo). Die betekenis van hierdie feite in verband met die armblankevraagstuk behoef geen betoog.

Ander beroepe kan op dieselfde manier met mekaar en met die hele groep vergelyk word.

In die volgende tabel vergelyk ons die percentasies van die vier provincies wat betref *die skoolstanderds waarop 8,486 seuns in een jaar die skool verlaat om te gaan boer:* —

**Tabel 23. — Onderwyskwalifikasies van seuns wat gaan boer.**

| Hoogste Skoolstanderd voltooi voor skool verlaat is | K.P. % | Natal % | Tvl. % | O.V.S. % | UNIE Aantal | UNIE % |
|---|---|---|---|---|---|---|
| A. Sonder St. VI | 55.0 | 51.6 | 59.9 | 43.4 | 4,950 | 58.5 |
| B. Met St.-VI-cert. (maar niks meer nie) | 33.3 | 40.3 | 36.0 | 39.0 | 2,637 | 30.9 |
| C. Met St.-VII-cert. (maar niks meer nie) | 7.3 | 3.9 | 2.3 | 9.2 | 384 | 4.5 |
| D. Met St.-VIII-cert. (maar niks meer nie) | 3.3 | 3.3 | 1.5 | 6.3 | 386 | 4.6 |
| E. Met St.-X-cert. | 1.1 | 0.9 | 0.3 | 2.1 | 129 | 1.5 |
| Totaal | 100.0 | 100.0 | 100.0 | 100.0 | 8,486 | 100.0 |

Tabel 23 toon ons dat die algemene onderwyspeil van seuns wat gaan boer, die laagste is in Transvaal, en die hoogste in die O.V.S. So goed as 60% van die Transvaalse seuns wat gaan boer, het nog nie eens die laerskoolkursus deurloop nie, vergeleke met 43.4% in die O.V.S. Die O.V.S. het ook vergelykenderwys sewemaal so veel gematrikuleerde seuns wat gaan boer, as die Transvaal. Weliswaar het ons uit tabel 20 gesien dat 61.7% van die Vrystaatse seuns die skool verlaat om te gaan boer in vergelyking met 52.7% in die Transvaal, en dit kan wees dat die Transvaalse seuns wat St. VIII deur is beter vaar in ander beroepe as die Vrystaatse in boerdery. Hierdie feite omtrent die O.V.S. kom egter precies ooreen met dié van

die voorgaande hoofstuk omtrent die verskil in die vashoukrag van die skole in die vier verskillende provincies.

**Onderwyspeil in sy betrekking tot die ekonomiese stand van seuns wat gaan boer.**

(a) *Algemene Onderwys.*

Met die oog op die feit dat die armblankevraagstuk in wese 'n plattelandse vraagstuk en nou met boerdery verbonde is, voel ons dat dit nodig is om 'n verder ontleding te maak van die aantal *seuns wat gaan boer*, om die betrekking vas te stel wat bestaan tussen die onderwyspeil van hierdie seuns en die ekonomiese status van hulle vaders, by wie die seuns dink om te begin boer.

Tabel 24 gee ons die syfers wat aandui hoeveel seuns, nadat hulle die skool verlaat het, by hulle vaders gaan boer, waar dié (a) grondeienaars, (b) huurders, of (c) bywoners is, of (d) waar die seuns vir iemand anders op 'n plaas gaan werk.

Dis belangwekkend om uit die syfers in die eerste kolom op te merk, b.v. hoe die percentasie grondeienaars toeneem met die onderwyspeil wat die seuns bereik het voordat hulle die skool verlaat. Die vaders van slegs 44.1% van dié wat die skool sonder St. VI verlaat, is grondeienaars, terwyl van die vaders van dié wat gematrikuleer het, 96.7% in besit van grond is. Die teenoorgestelde blyk waar te wees in die ander drie klasse, wat geen grondeienaars is nie. Dit kom hierop neer dat die seun van 'n nie-grondeienaar wat gaan boer in 'n dubbel ongunstige posisie verkeer. Hy sal niks van sy vader erf nie, en sy opvoedingsuitrusting is heeltemaal onvoldoende.

Die mees verontrustende kant van die toestand kom aan die lig by die syfers in verband met die plattelandse seuns oor die hele Unie wat die skool verlaat sonder die St.-VI-certifikaat. Hulle verteenwoordig 58.5% van die geheel. Hierdie seuns (byna 5,000) verlaat jaarliks die skool sonder 'n St.-VI-certifikaat, en slegs 44% van hulle vaders besit grond. Dit wil sê dat 56% van die 5,000 tot die klas behoort wat geen grond besit nie. 'n Mens hoef nie eintlik 'n deskundige in te roep, ten einde te voorspel wat met hierdie seuns onder St. VI (en hulle aantal is 2,800) wie se vaders geen grond besit nie, sal gebeur nie. Sonder die minimum-skoolopleiding en sonder 'n stukkie grond om op te boer, skyn hulle onvermydelik gedoem te wees om in die geledere van die armblankes te verval.

In verband hiermee moet ons herhaal dat in baie van die gevalle waar die vader sy eie grond besit, die verbande so hoog is dat sy seuns nie veel voordeel uit die erfenis sal trek nie—of

liewers van 'n deel van die erfenis, soos meer dikwels gebeur. In sulke gevalle kom selfs grondeienaarseuns wat nie 'n St.-VI-certifikaat behaal het nie, voor 'n taamlik hopelose toekoms te staan. Van die 4,542 seuns van grondeienaars het 2,183 (d.i. 48.2%) die skool verlaat sonder om St. VI te voltooi, en

Tabel 21. Ekonomiese status van die vaders van boereseuns wat die skool verlaat om te gaan boer.

| Onderwyspeil. | (a) By Vader (Grondbesitter) | | (b) By Vader (Huurder) | | (c) By Vader (Bywoner) | | By 'n ander | | Totaal | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| | No. | % | No. | % | No. | % | No | % | % | No. | % Groot Totaal |
| A. Sonder 'n Std. VI Cert. | 2,183 | 44.1% | 1,044 | 21.1% | 1,352 | 27.3% | 371 | 7.5% | 100% | 4,950 | 58.5% |
| B. Met 'n Std. VI Cert. (maar niks meer nie) | 1,624 | 61.7% | 438 | 16.5% | 411 | 15.5% | 164 | 6.3% | 100% | 2,637 | 30.9% |
| C. Met 'n Std. VII Cert. (maar niks meer nie) | 276 | 71.7% | 47 | 12.2% | 26 | 6.9% | 35 | 9.2% | 100% | 384 | 4.5% |
| D. Met 'n Std. VIII Cert. (maar niks meer nie) | 335 | 86.7% | 18 | 4.7% | 14 | 3.7% | 19 | 4.9% | 100% | 386 | 4.6% |
| E. Met 'n Std. X Cert. | 124 | 96.7% | | | | | 5 | 3.6% | 100% | 129 | 1.5% |
| Totaal | 4,542 | 53.5% | 1,547 | 18.2% | 1,803 | 21,3% | 594 | 7.0% | 100% | 8,486 | 100% |

(2,183 plus 1,624) 3,807 (d.i. 83.8%) met niks meer as net 'n St.-VI-certifikaat nie.

In Tabel 25 vergelyk ons die respektiewe peil van onderwys van die twee groot groepe *wat gaan boer*, nl. seuns van (a) grondeienaars; (b) huurders, bywoners, ens.

**Tabel 25. — Onderwyspeil van seuns wat gaan boer waar vader (a) grondbesitter is; (b) nie grondbesitter is nie.**

| Stadium waarop hulle die skool verlaat: | (a) Seuns van grond-besitters | (b) Seuns van nie-grondbesitters | Totaal |
|---|---|---|---|
| A. Sonder St. VI | 48.2% | 70.37% | 58.5% |
| B. Met St. VI (maar niks meer nie) | 35.6% | 25.45% | 30.9% |
| C. Met St. VII (maar niks meer nie) | 6.1% | 2.75% | 4.5% |
| D. Met St. VIII (maar niks meer nie) | 7.4% | 1.30% | 4.6% |
| E. Met 'n St.-X-cert. | 2.7% | 0.13% | 1.5% |
| Totaal | 100.0% (4,542 seuns) | 100.00% (3,944 seuns) | 100.0% 8,486 seuns) |

Die toestand van die twee groepe kan grafies voorgestel word soos hier volg in Grafiek 7.

Bostaande tabelle gee die posisie weer van die hele Unie ten opsigte van die onderwyspeil van die boerebevolking van die toekoms met betrekking tot hulle ekonomiese toestand as grondeienaars, huurders of bywoners. Die tabelle het betrekking op die produkte van *alle* skole, plattelandse sowel as stedelike.

As ons die produk van die *plattelandse skool* alleen beskou, vind ons dat hulle toestand nog meer onseker is. Ek het die opgawes omtrent skole van minder as 100 leerlinge (d.i. buiteskole) en dié van meer as 100 leerlinge afsonderlik getabelleer. Van die seuns wat uit skole met meer as 100 leerlinge kom om te gaan boer, besit 45% nie die St.-VI-certifikaat nie, terwyl die percentasie vir skole met minder as 100 leerlinge 71% is. In die Transvaal is die percentasie 77.2 vir skole met minder as 100 leerlinge (d.i suiwere buiteskole), en 42% vir skole met meer as 100 leerlinge (d.i. stadskole inbegrepe).

In die O.V.S. is 80% van die leerlinge van buiteskole wat gaan boer, sonder 'n St.-VI-certifikaat, teenoor 36.5% in die geval van die groter skole.

**Grafiek 7. — Hoogste Onderwyskwalifikasies van boerseuns wat gaan boer na hulle die skool verlaat, verdeel volgens wat hulle vaders is: (a) Grondeienaars; (b) Nie-grondeienaars.**




Die volgende tabel gee 'n ontleding van die *leerlinge onder St. VI van plattelandse of buiteskole* wat gaan boer, in drie verskillende provincies, in verband met die ekonomiese posisie van hulle vaders.

**Tabel 26.—Seuns sonder St. VI wat gaan boer (nadat hulle 'n buiteskool verlaat het).**

| Gaan boer by vaders as: | K.P. | Transvaal | O.V.S. | Totaal |
|---|---|---|---|---|
| (a) Grondbesitters | 40.0 | 53.6 | 44.2 | 47.1 |
| (b) Huurders | 15.6 | 21.9 | 14.8 | 18.3 |
| (c) Bywoners | 34.3 | 20.5 | 33.4 | 27.7 |
| Onder ander | 10.1 | 4.0 | 7.6 | 6.9 |
| | 100.0 | 100.0 | 100.0 | 100.0 |

Van die seuns wat *die suiwer plattelandse skole* sonder 'n St.-VI-certifikaat verlaat om te gaan boer, toon die Kaapprovincie 60%, die Transvaal 46.4%, die O.V.S 55.8%, totaal 52.9%, wat tot die nie-grondbesittende klas boere behoort.

Ons laat Natal uit omdat die gevalle van die plattelandse skole in daardie provincie nie voldoende was om as verteenwoordigend beskou te word nie.

**Tabel 27.—Seuns wat die skool verlaat en gaan boer—gerangskik volgens ekonomiese toestand van Vaders.**

(a) *Kaapprovincie.*

| Onderwyspeil | By Vader (Grondbesitters) | By Vader (Huurders) | By Vader (Bywoners) | By Ander | Totaal |
|---|---|---|---|---|---|
| | % | % | % | % | % |
| Sonder 'n St.-VI-Certifikaat | 35.4 | 21.9 | 31.6 | 11.1 | 100 |
| Met 'n St.-VI-Cert. (maar niks meer nie) | 56.9 | 16.1 | 17.5 | 9.5 | 100 |
| Met 'n St.-VII-Cert. (maar niks meer nie) | 70.8 | 13.7 | 5.8 | 9.7 | 100 |
| Met 'n St.-VIII-Cert. (maar niks meer nie) | 82.9 | 3.8 | 5.0 | 8.3 | 100 |
| Met 'n St.-X-Cert. | 96.6 | | 1.7 | 1.7 | 100 |
| Totaal | 47.3 | 18.6 | 23.8 | 10.3 | 100 |

(b) *Natal.*

| Onderwyspeil | By Vader (Grondbesitters) | By Vader (Huurders) | By Vader (Bywoners) | By Ander | Totaal |
|---|---|---|---|---|---|
| | % | % | % | % | % |
| Sonder 'n St.-VI-Certifikaat | 47.4 | 5.8 | 40.5 | 6.3 | 100 |
| Met 'n St.-VI-Cert. (maar niks meer nie) | 69.6 | 13.4 | 11.1 | 5.9 | 100 |
| Met 'n St.VII-Cert. (maar niks meer nie) | 61.5 | | | 38.5 | 100 |
| Met 'n St.-VIII-Cert. (maar niks meer nie) | 100 | | | | 100 |
| Met 'n St.-X-Cert. | 100 | | | | 100 |
| Totaal | 59.1 | 8.3 | 25.4 | 7.2 | 100 |

(c) *Transvaal.*

| | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| Sonder 'n St.-VI-Certifikaat | % 51.8 | % 22.4 | % 21.6 | % 4.2 | % 100 |
| Met 'n St.-VI-Cert. (maar niks meer nie) | 64.8 | 18.8 | 13.0 | 3.4 | 100 |
| Met 'n St.-VII-Cert. (maar niks meer nie) | 66.7 | 12.1 | 11.4 | 9.8 | 100 |
| Met 'n St.-VIII-Cert. (maar niks meer nie) | 84.1 | 7.3 | 4.9 | 3.7 | 100 |
| Met 'n St.-X-Cert. | 100 | | | | 100 |
| Totaal | 57.4 | 20.6 | 18.0 | 4.0 | 100 |

(d) *Oranje-Vrystaat.*

| | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| Sonder 'n St.-VI-Certifikaat | % 44.7 | % 14.2 | % 32.2 | % 8.9 | % 100 |
| Met 'n St.-VI-Cert. (maar niks meer nie) | 64.6 | 9.7 | 18.6 | 7.1 | 100 |
| Met 'n St.-VII-Cert. (maar niks meer nie) | 82.5 | 7.9 | 6.4 | 3.2 | 100 |
| Met 'n St.-VIII-Cert. (maar niks meer nie) | 95.3 | 3.5 | | 1.2 | 100 |
| Met 'n St.-X-Cert. | 96.7 | | | 3.3 | 100 |
| Totaal | 60.2 | 10.9 | 21.8 | 7.1 | 100 |

In Tabel 27 gee ons die onderwyspeil van seuns wat die skool (buite en in stede) verlaat om te gaan boer, en hulle ekonomiese toestand vir elke provinsie afsonderlik, net soos ons in Tabel 24 vir die hele Unie gedoen het.

Die vernaamste gevolgtrekking uit daardie tabel kan as volg gestel word:—

*Dat daar van die plattelandse seuns wat gaan boer, in die Kaapprovinsie* 52.7%, *in Natal* 40.9%, *in Transvaal* 42.6% *en in die O.V.S.* 39.8%, *totaal* 46.5%, *is, wie se vaders geen grond van hulle eie besit nie.* Die proces waardeur boere langsamerhand hulle grond verloor, is natuurlik in die Kaapprovinsie ouer en verder gevorder as in die jonger provinsies, vandaar die hoër percentasie sonder grondbesit in die ouer provinsie.

(b) *Landbou-onderwys.*

Volgens die census van 1926 is naastenby 170,000 persone uit die manlike bevolking (bo die 15 jaar) boere of word hulle in verband met boerdery gebruik. As ons die skatting van amptenare in die Unie-Departement van Landbou aanneem dat die gemiddelde leeftyd van 'n boer op sy plaas 20 jaar is en dat die origes ook gemiddeld net so lank op plase werksaam is, dan bied boerdery jaarliks plek in sy geledere vir 8,500 nuwe persone. Baie boere trek hulle lank voor hulle dood terug en

gee die boerdery op. Hierdie getal kom goed ooreen met die 8,486 seuns wat, volgens ons opname, jaarliks die skool verlaat om uit boerdery 'n bestaan te maak. Daar is waarskynlik op sy uiterste 100,000 plase in die Unie. Ofskoon dit moeilik sou val om 'n juiste definisie van 'n plaas te gee, laat ons argumentshalwe veronderstel dat daar 100,000 boerende boere in die Unie is (die volkstelling van 1926 gee 103,204 *boere*, onderskei van dagloners, seuns, bywoners), dan vra die land, volgens die bestaande skatting, elke jaar sowat 5,000 nuwe „onafhanklike'' boere wat daardie werk begin. Hulle moet ten minste 'n bietjie kennis van boerewerk en plaasbestuur hê, sowel as die vermoë om die finansiële verantwoordelikheid op hulle te neem.

Hierdie syfers kan miskien, omdat dit maar skattings is, 5 of 10 percent te hoog of te laag wees. Dit is nie van enige belang nie. Die belangrykste is die algemene loop van sake wat hulle aandui.

Hoeveel van die 5,000 boere wat jaarliks nodig is, is vir hierdie soort werk *ad hoc* opgelei? Dis 'n belangryke vraag. Die bovermelde 8,486 seuns het maar bloot die gewone skoolonderwys gehad met, in enkele gevalle, 'n oppervlakkige landbouopleiding. Die getal van laasgenoemdes beloop nie meer as 'n paar honderd gevalle nie.

Die landbouskole onder die Unie-departement van Onderwys, die landbouskole onder die Departement van Landbou, en die Landbou-fakulteite aan die Universiteite lewer tesame jaarliks slegs 250 opgeleide landbouers. In vergelyking met die totaal van 8,500 persone wat jaarliks gaan probeer om uit boerdery 'n bestaan te maak, is hierdie aantal maar net 'n druppel aan die emmer — ja selfs ook in vergelyking met die 5,000 sogenaamde „onafhanklike'' boere wat die land jaarliks opneem.

Om hierdie afdeling oor boerdery te besluit wil ek die opmerkings aanhaal wat die heer B. de Klerk, Inspekteur van Landbou-onderwys onder die Unie-Onderwys-departement oor bostaande syfers, wat ek aan hom voorgelê het, gemaak het:

„Die toestand van die Onderwys en van die boerdery kan sorgwekkend genoem word omdat die boerdery vandag 'n fyne kuns en 'n ingewikkelde wetenskap geword het. Die eise van kundigheid en bedrewenheid wat dit stel, is ontsaglik hoog. Van gemengde boerdery veral is dit by uitstek waar, en die boer wat sonder die nodige kennis sy werksaamhede aandurf of hom op die opgedane ervaring van sy omgewing alleen verlaat, sal min vordering maak en kan maklik ten gronde gaan tensy hy oor aansienlike kapitaal beskik wat hy aan duurbetalende eksperimente en byna stellige mislukkings wil waag. En dit is moeilik om te verklaar hoe dit kom dat die boeregemeenskap, wat anders so veel vir die onderwys feil het, niks wil weet van land-

bouonderwys nie, behalwe op die veronderstelling af dat die rede, onder ander oorwegings, te soek is in die aard van die tradisionele primaire en middelbare onderwys van die laaste honderd jaar. Die gewone onderwys het die aandag van die Suid-Afrikaanse kind weggetrek van die werksaamhede en bedrywighede waarmee hy hom as burger sou moet besighou. Die kinders en die jongmense het mos net die sogenaamde kulturele vakke geleer. Kan 'n mens dan ook in die skool leer van grondbemesting en veeteelt, van suiwelbereiding en akkerbou, van graanplae en vrugtesiektes? Die openbare onderwysstelsel het ongetwyfeld veel op sy kerfstok, en moet, in sekere dele van die Unie altans, 'n groot deel van die skuld dra vir die versinking van boerefamilies by die dosyne. Met 'n dagbladpers en landboupublikasies en die bemoeiinge van die Landboudepartement kan die ouer wat vandag nog sy kind ontoegerus in die boerdery stuur, egter geen redelike verskoning meer vind nie. Daar word tans veel gedoen om die invloed van 'n verkeerde onderwysstelsel so skadeloos moontlik te maak.

Daar is egter nog 'n rede waarom die toestand van oningewydheid van die boeregemeenskap sorgwekkend genoem word. Dit lê in die ongelyke toebedeling van onderwys in stedelike gebiede en op die platteland. Die wet lê vas dat die toekomstige bedrysbeoefenaar, die smid, die snyer, die messelaar, die bakker, die skrynwerker, ens., 'n minimum-onderwyskwalifikasie sal besit voordat hy as vakleerling in sy ambag kan opgeneem word. Gewoonlik is dit St. VI. By sommige bedrywe is dit St. VII, en in enkele gevalle selfs St. VIII. Die wet eis verder dat die jongeling 'n leerlingsperiode van vyf jaar sal deurmaak. Vir ten minste twee uit die vyf jaar moet hy klasse aan 'n techniese kollege bywoon. Vir sommige bedrywe word die tyd op drie, vier of die volle vyf jaar vasgestel, en leerlinge moet hul techniese examens aflê. Die vakleerling is dan vir daardie tyd 'n student van die kollege en ondervind die voordele van vorming en verstandelike ontwikkeling en bedryfsaanpassing wat studentskap van sodanige inrigting meebring. Hy word 'n kundige en denkende en redenerende mens.

Vir die seun wat gaan boer, is daar geen toelatingsvereistes neergelê nie. Ons sien uit die syfers dat byna 60% van ons jong boere begin boer sonder om St. VI deur te kom. Hoeveel kinders van onder St. VI kan hul landboujoernaal met vrug lees en die aanwysings daarin met voordeel uitvoer? Daar is geen verpligting hoegenaamd op die jong boer om enige opleiding vir sy nering te ontvang nie. Hy het geen examens om af te lê nie. Hy is nie lid van enige skool of kollege nie. 'n Mens hoef nie te vra wie van die twee, 'n boer of 'n smid, die meeste *behoefte* het aan 'n grondige wetenskaplike opleiding vir sy bedryf nie. As sodanige opleiding, lopende oor etlike jare, vir die ambagsman nodig is, hoeveel nodiger is dit nie vir die boer nie, met

K

al sy plae en probleme en veelsydige werksaamhede. Die boeregemeenskap moet stellig in vergelyking met die stedelike ambagslui agterlik en onwetend bly. Die vrystelling van verpligte beroepsopleiding en algemene ontwikkeling moet nie as 'n besondere voorreg beskou word nie, want daarin skuil 'n ontsettende gevaar.''

Vind ons nie hier een van die vernaamste redes waarom die boerdery en die platteland by uitstek die bakermat is van armblankedom nie?

**St. VI nie meer toereikend nie.**

Een ding is egter baie duidelik: met die verhoogde eise wat die lewe vandag stel, word St. VI meer en meer beskou as 'n ontoereikende opvoedingskwalifikasie om die lewe mee in te gaan. Matrikulasie word vandag vereis, terwyl 20 jaar gelede St. VI as heeltemaal voldoende beskou is. 'n Seun moet dit dus verder as St. VI gebring het—òf op die gewone middelbare skool òf op 'n beroepskool—anders is hy verlore.

Die werkverskaffingsbeambte van die Jeugraad van die Kaapse Skiereiland het onlangs as volg gerapporteer:

„Dis baie makliker om werk te vind vir jongmense wat St. VIII of X voltooi het, as vir dié wat die skool ná St. VI verlaat het. Werkgewers skyn nie langer seuns onder St. VIII te wil aanneem nie, en die kind wat deur St. VIII is, is meer as bly wanneer hy werk kan kry wat voorheen gedoen is deur dié wat net St. VI deurgekom het. Ons het ons laaste finansiële jaar gesluit met die name van 200 werklose jongmense in ons boeke, en 95% daarvan was op die hoogste van St. VI en laer.''

**Die beperkinge te wyte aan gebrek aan intelligensie.**

Maar hier kom ons voor 'n ander vraagstuk te staan: Is dit vir alle kinders moontlik om daardie hoër peil van skoolontwikkeling te bereik? Word party kinders nie deur die beperktheid van hulle verstandelike vermoëns verhinder om St. X, St. VIII of selfs St. VI te bereik nie?

Met die hulp van die psychologiese navorser het ons ook hierdie kant van die saak ondersoek (sien ook bl. 193 hieronder). Ek gee net die einduitkomste (vir besonderhede word die leser verwys na Hoofstuk XII van die sielkundige rapport).

Die kans dat 'n kind met 'n intelligensie-kwosiënt * van minder as 84 St. VI sal bereik, is uiters gering, en sy hoop om dit deur te kom, nog minder. Die kanse dat 'n kind met 'n I.K. benede 89 verder sal leer as St. VI, is miniem.

7.6% van ons hele skoolbevolking vandag het 'n I.K. laer as 84 en 15.6% 'n I.K. laer as 89.

Ons is dus genoodsaak om ons neer te lê by die feit dat solank as die eise vir St. VI van dieselfde aard en hoogte bly as wat hulle nou is, omtrent 15.6% van ons kinders nie in staat sal wees, al probeer hulle ook hoe hard, om verder as die laer skool te kom nie, selfs al behaal hulle die hoogs onwaarskynlike prestasie om deur St. VI te kom. Hierdie syfers is die minimumsyfers, omdat daar behalwe intelligensie nog ander faktore is (b.v. volharding) wat tot sukses in die skool bydra. Ons gegewens uit die voorgaande hoofstuk het ons o.a. getoon: (a) dat 44% van ons kinders in werklikheid die skool verlaat sonder om deur St. VI te kom, en (b) dat 66% nie verder gaan as St. VI nie. Selfs al sou dit in die geval van 15.6% van die kinders 'n hopelose onderneming wees, behoort ons geen poging na te laat om die orige 36.4% (44%—7.6%) ten minste tot in St. VI te help of om die orige 50.4% (66%—15.6%) te help dat hulle die een of ander vorm van middelbare onderwys ná St. VI kan geniet.

Toestande in die huis, die skool en die omgewing is ongetwyfeld die hooffaktore wat vir die orige 36% en 50% respektieflik 'n hindernis gewees het.

Maar dit is dinge wat ons kan kontroleer en wat dit in ons mag staan om te verbeter.

Die voorgaande beweringe het betrekking op die gemiddelde van ons totale Europese bevolking. As ons die *armblankes* alleen beskou, kom ons tot die volgende syfers:

13.7% val benede 84 I.K. en sal St. VI nie bereik nie; 23.3% val benede 89 I.K. en sal nie deur St. VI kom of 'n hoër standerd bereik nie

Dit is belangryke feite, wat duidelik die beperkinge aandui waaraan ons pogings om die onderwyspeil van ons volk te verhoog of ons kinders vir begeerliker beroepe op te lei, onderworpe is. Ons kom egter op hierdie vraagstuk terug in verband met ons bespreking van die kwessies van vertraging en die vatbaarheid van die armblankes vir opvoeding (Hoofstukke V en VIII).

---

* Sien definisie van hierdie term op bl. 293.

Distribusie van beroepe soos dit vandag deur die manlike bevolking van die Unie uitgeoefen word.

Tabel 28. — Distribusie van Beroepe in die Unie — 1926.
(Vgl. Tabel 20, bl. 109.)

A. *Opsomming van alle Beroepe.*

| | Aantal | % |
|---|---|---|
| Boerdery | 166,024 | 29.7 |
| Geskoolde en Halfgeskoolde | 139,954 | 25.0 |
| Ongeskoolde | 40,245 | 7.2 |
| Klerklike | 33,525 | 6.0 |
| Kommerciële | 46,152 | 8.3 |
| Staatsdiens en Polisie | 17,545 | 3.1 |
| Professionele Beroepe | 20,414 | 3.6 |
| Afgetree en verskeie ander Beroepe | 95,895 | 17.1 |
| Totaal | 559,754 | 100.0 |

B. *Opsomming van Mans in Diens van die Staat.*

| | Aantal | % van totaal in diens van die staat |
|---|---|---|
| Spoorwegwerkers | 28,587 | 44.7 |
| Spoorwegarbeiders | 10,272 | 16.0 |
| Staatsambtenare | 11,040 | 17.3 |
| Polisie en Verdediging | 6,505 | 10.2 |
| Onderwysers | 7,545 | 11.8 |
| Totaal | 63,949 | 100.0 |

C. *Opsomming van laagbetaalde nie-klerklike Beroepe.*

| | Aantal | % van totaal | | Aantal (onderhoof) | % van alle beroepe |
|---|---|---|---|---|---|
| 1. In Boerdery: | | | | | |
| Veewagters | 1,017 | *1.6* | | | |
| Landbou-arbeiders | 14,433 | *22.1* | | | |
| Boswerkers | 1,467 | *2.2* | Totaal | 25,132 | *4.5* |
| Bywoners | 788 | *1.2* | | | |
| Plaasvoormanne | 7,427 | *11.4* | | | |
| 2. Industriële Ongeskoolde: | | | | | |
| Spoorwegarbeiders | 10,272 | *15.7* | | | |
| Industriële Arbeiders | 16,033 | *24.5* | | | |
| Algemene Arbeiders | 4,777 | *7.3* | Totaal | 40,245 | *7.2* |
| Transportryers | 2,402 | *3.7* | | | |
| Delwers | 6,761 | *10.3* | | | |
| Totaal | 65,377 | *100.0* | Totaal | 65,377 | *11.7* |

Tot dusver het ons nagegaan: (1) hoeveel kinders jaarliks die skool op verskillende stadia van ontwikkeling verlaat, en (2) wat van hulle word as hulle die skool vir goed verlaat het. Ons wil nou 'n derde groep feite aanhaal in antwoord op die vraag: Hoeveel mense in die Unie oefen die verskillende beroepe uit? Dit is 'n punt wat oorweging werd is; want dit spreek vanself dat die relatiewe aantal mense wat werklik 'n beroep uitoefen, tot op sekere hoogte die relatiewe aantal mense aandui wat in so'n beroep opgeneem kan word.

Slegs 3.6% van die hele manlike blanke bevolking bo 15 jaar is b.v. in die professies te vind, terwyl sowat 30% in die boerdery opgeneem word. Dis dan ook redelik om aan te neem dat sowat agmaal soveel seuns in die boerdery sal opgeneem word as in die geleerde professies. Natuurlik kan sekere beroepe as gevolg van ekonomiese veranderinge, tydelik oorvol wees. Dis in sulke gevalle egter dat die onderwyser en ander persone wat vir beroepsopleiding en beroepsleiding verantwoordelik is, deur en deur bekend moet wees met die ekonomiese faktore wat die aanvraag na verskillende beroepe bepaal. Dis juis in hierdie opsig dat die meeste van ons onderwysers so jammerlik tekortskiet. Hulle ken nie die ekonomiese behoeftes van hulle eie land nie.

Die gegewens in tabelle 28 en 29 vervat is opgemaak uit die Censusverslag van 1926 oor Beroepe. Weens gebrek aan geld sal oor die telling van 1931 geen rapport omtrent Beroepe uitgebring word nie.

Tabel 28 is verdeel in 3 dele: (A) gee 'n opsomming van alle beroepe onder veelomvattende hoofde. Die gemengde groep van verskeie ander beroepe omvat persone wat net so goed onder enige twee of drie van die ander klasse kon geplaas wees, en wat om dié rede moeilik in een klas onder te bring was. Dis moontlik dat, as hulle behoorlik kon ingedeel gewees het, die beroepe buite die professies en die Publieke Diens groter groepe sou gewees het as wat nou hier aangegee word. Dieselfde opmerkings geld ook vir Tabel 29. (B) gee 'n opsomming van die aantal manspersone in diens van die staat. Hulle vorm 11.4% van die hele manlike bevolking bo 15 jaar. (C) gee 'n opsomming van die aantal manspersone in laagbetaalde nie-klerklike beroepe. Hulle het 'n paar woorde van toeligting nodig.

**Tabel 29. — Beroepe — Manlik — Volgens Provincies.**

| Beroep | Kaap | Natal | Transvaal | O.V.S. | Unie |
|---|---|---|---|---|---|
| | % | % | % | % | % |
| 1. *Boerdery:* | | | | | |
| (a) Boere | 18.14 | 10.23 | 16.85 | 31.50 | 18.44 |
| (b) Boerseuns | 7.24 | 2.34 | 6.20 | 10.40 | 6.73 |
| (c) Plaasopsigters | 1.99 | 1.23 | .45 | 1.77 | 1.33 |
| (d) Veewagters | .42 | .01 | .01 | .02 | .18 |
| (e) Landbouwerkers | 3.16 | 1.21 | 1.87 | 3.90 | 2.58 |
| (f) Boswerkers | .52 | .25 | .05 | .01 | .26 |
| (g) Bywoners | .11 | .03 | .03 | .69 | .14 |
| *Totaal* | 31.58 | 15.30 | 25.46 | 48.29 | 29.66 |
| 2. *Industriële:* | | | | | |
| (a) Mynwerkers | .04 | .17 | 6.01 | .04 | 2.22 |
| (b) Geskoold. en halfgesk. | 15.69 | 24.69 | 19.47 | 13.09 | 17.68 |
| (c) Spoorwegarbeiders | 5.22 | 7.99 | 4.33 | 4.56 | 5.11 |
| *Totaal* | 20.95 | 32.85 | 29.81 | 17.69 | 25.01 |
| 3. *Ongeskoolde:* | | | | | |
| (a) Ongeskoolde Arbeid. | 3.57 | 2.77 | 4.14 | 3.75 | 3.71 |
| (b) Alluw. Diamantdelw. | 1.24 | .01 | 1.88 | .06 | 1.21 |
| (c) Spoorwegarbeiders | 1.93 | 1.05 | 1.87 | 2.07 | 1.84 |
| (d) Transportryers | .50 | .13 | .38 | .61 | .43 |
| *Totaal* | 7.24 | 3.96 | 8.27 | 6.49 | 7.19 |
| 4. *Klerklike:* | | | | | |
| (a) Municipale Ambtenare en Klerke | .81 | .97 | .72 | .54 | .76 |
| (b) Bank en ander Klerke | 5.09 | 8.60 | 5.03 | 3.37 | 5.23 |
| *Totaal* | 5.90 | 9.57 | 5.75 | 3.91 | 5.99 |
| 5. *Kommerciële:* | 8.53 | 9.58 | 8.34 | 5.81 | 8.25 |
| 6. *Staatsdiens:* | | | | | |
| (a) Staatsambtenare | 1.78 | 2.74 | 2.21 | 1.25 | 1.97 |
| (b) Polisie | 1.13 | 1.24 | 1.28 | .86 | 1.16 |
| *Totaal* | 2.91 | 3.98 | 3.49 | 2.11 | 3.13 |
| 7. *Professionele Beroepe* | | | | | |
| (a) Onderwys: Mans | 1.16 | 1.01 | 1.55 | 1.70 | 1.35 |
| * (Vroue | 2.83 | 3.00 | 1.89 | 2.73 | 2.51) |
| (b) Predikers | .52 | .96 | .31 | .33 | .47 |
| (c) Hollandse Predikante | .09 | .02 | .06 | .11 | .07 |
| (d) Geneesh. en Tandart. | .38 | .48 | .34 | .34 | .37 |
| (e) Prokureus en Advok. | .42 | .50 | .36 | .42 | .41 |
| (f) Ander Prof. Beroepe | .88 | 1.48 | 1.10 | .55 | .98 |
| *Totaal* | 3.45 | 4.45 | 3.72 | 3.45 | 3.65 |
| 8. *Afgetree en verskeie Ander Beroepe:* | 19.44 | 20.31 | 15.16 | 12.25 | 17.12 |
| *TOTAAL* | 100.00 | 100.00 | 100.00 | 100.00 | 100.00 |
| *Totaal* | | | | | |
| Totale Aantal Mans 15 | 232,947 | 57,572 | 203,003 | 66,232 | 559,754 |
| Totale Aantal Vroue 15 | 229,141 | 54,634 | 187,228 | 61,797 | 532,810 |

* Proporsie van Totale Vroulike Bevolking 15 jaar en oor.

Hoewel die 65,377 in (C) die aantal manspersone bo 15 gee wat 'n soort werk verrig waarmee hulle selde genoeg kan verdien om volgens 'n beskaafde standaard 'n gesin groot te maak en te onderhou, sluit hulle tog volstrek nie almaal in wat in armoedige omstandighede leef nie. 'n Groot deel van die groot klas, 103,204 landbouers wat hulleself as *boere* opgegee het, kan as *arm* geklassificeer word. Ons weet nie die juiste aantal nie, maar ons kan hulle minstens wel op een-derde skat. Heel waarskynlik het baie bywoners hulleself as *boere* of *voormanne* op plase opgegee. Daarom sluit ons plaasvoormanne onder (C) in —hoewel 'n groot aantal van hulle klaarblyklik nie onder daardie kategorie val nie. Die belaglike klein aantal, 788, wat as *bywoners* opgegee is, is 'n voldoende bewys van die neiging van baie persone wat 'n censusvorm invul, om hulleself nie as *bywoners* op te gee nie. Daar is dus alle kans dat die aantal manspersone wat nie genoeg verdien om 'n gesin volgens 'n beskaafde standaard te onderhou nie, aansienlik groter is as 65,377. 100,000 sou seker nader by die waarheid wees, d.i. ongeveer 18% van die manspersone bokant 15 jaar.

Hierdie mense het in die reël groter gesinne as die gemiddelde. As 'n mens dan ook die afhanklikes meereken, kan ons gerus uit die bostaande gegewens omtrent beroepe aflei dat 'n volle 20% van die blanke bevolking, d.i. meer as 300,000 in werklikheid of potensiëel armblankes is, te meer as 'n mens ook die baie skraal opvoedingskwalifikasies van hierdie klasse in gedagte hou. Uit die gegewens in Hoofstuk VI skyn te blyk dat dit 'n matige skatting is van die aantal blanke armes in Suid-Afrika.

In Tabel 29 word 'n gedetailleerde ontleding gemaak van die relatiewe verhouding van die getalle wat die verskillende beroepe in die vier provincies uitoefen. Hierdie tabel dien bestudeer te word in vergelyking met *Tabel 20* wat aantoon hoeveel van die seuns wat jaarliks die skool verlaat in elke provincie werklik in die verskillende beroepe te lande kom, en ook met *Tabel 30*, wat aantoon hoeveel seuns dink dat hulle in elk van die verskillende beroepe sal gaan.

## Wat kinders dink dat hulle gaan word.

Dan is daar 'n vierde groep feite wat lig werp op die probleem van *beroepsleiding*. Dit is 'n weerspieëling van die ambisies van kinders: wat hulle self dink dat hulle sal gaan word. Sulke ambisies en gedagtes omtrent hulle toekoms weerspieël soms baie duidelik in hoeverre kinders die slagoffers van hulle omgewings is. As 'n kind in 'n geïsoleerde omgewing

**Tabel 30. — Keuse van Beroep deur Leerlinge in Primaire en Sekundaire Skole.**

| Beroep | Seuns Prim. p.c. | Seuns Sek. p.c. | Seuns Totaal p.c. | Meisies. Prim. p.c. | Meisies. Sek. p.c. | Meisies. Totaal p.c. | Totaal. Prim. p.c. | Totaal. Sek. p.c. | Totaal. Totaal p.c. | Totaal met Vakskole ingesluit. |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| 1. Boerdery | 30.92 | 21.66 | 29.34 | 9.53 | 3.07 | 8.44 | 20.76 | 12.84 | 19.42 | 18.92 |
| 2. *Geskoolde Werk* | | | | | | | | | | |
| (a) Timmerman | 4.44 | 3.45 | 4.27 | | | | 2.33 | 1.81 | 2.24 | 3.52 |
| (b) Motors | 2.49 | 1.79 | 2.37 | | | | 1.31 | .94 | 1.24 | 1.21 |
| (c) Lugvaart | .54 | .97 | .61 | | | | .28 | .51 | .32 | .21 |
| (d) Ander | 10.72 | 2.90 | 9.39 | | | | 5.63 | 1.52 | 4.93 | 6.62 |
| Totaal: (Seuns) | 18.19 | 9.11 | 16.64 | | | | | | | |
| (a) Kleremaakster | | | | 11.10 | 4.14 | 9.92 | 5.27 | 1.96 | 4.71 | 4.87 |
| (b) Ander | | | | .25 | | .19 | .12 | | .10 | .10 |
| Totaal: (Meisies) | | | | 11.35 | 4.14 | 10.11 | | | | |
| TOTAAL | | | | | | | 14.94 | 6.75 | 13.55 | 15.22 |
| 3. *Ongeskoolde Werk.* | | | | | | | | | | |
| Totaal (Seuns) | 5.83 | 3.17 | 5.38 | | | | 3.06 | 1.67 | 2.82 | 2.98 |
| (a) Industrieel | | | | .22 | | .18 | .10 | | .09 | .08 |
| (b) Huiswerk | | | | 5.10 | 2.61 | 4.67 | 2.42 | 1.23 | 2.22 | 2.15 |
| (c) Ander | | | | | | | | | | |
| Totaal | | | | .66 | | .55 | .31 | | .26 | .25 |
| (Meisies) | | | | 5.98 | 2.61 | 5.40 | | | | |
| TOTAAL | | | | | | | 5.90 | 2.90 | 5.38 | 5.39 |
| 4. *Staatsdiens* | | | | | | | | | | |
| (a) Hoër | .91 | 1.79 | 1.06 | .19 | 1.07 | .34 | .56 | 1.45 | 0.71 | .76 |
| (b) Laer | .48 | .81 | .54 | .41 | 1.53 | .60 | .45 | 1.16 | .57 | .56 |
| (c) Polisie | 4.19 | 2.90 | 3.97 | | | | 2.20 | 1.52 | 2.08 | 2.36 |
| (d) Spoorweg | 3.68 | 3.72 | 3.69 | | | | 1.93 | 1.96 | 1.94 | 2.02 |
| Totaal: | 9.25 | 9.22 | 9.26 | .60 | 2.60 | .94 | 5.14 | 6.10 | 5.30 | 5.68 |
| 5. Kommercieel | 2.01 | 1.66 | 1.95 | 3.66 | .61 | 3.14 | 2.79 | 1.16 | 2.51 | 2.45 |
| 6. Klerklik | 2.40 | 7.31 | 3.24 | 6.75 | 13.48 | 7.89 | 4.47 | 10.23 | 5.45 | 5.31 |
| 7. *Professies* | | | | | | | | | | |
| (a) Predikant | 4.41 | 4.97 | 4.51 | | | | 2.32 | 2.61 | 2.37 | 2.31 |
| (b) Sendeling | | | | 1.19 | 2.30 | 1.38 | .56 | 1.09 | .65 | .63 |
| (c) Onderwyser(es) | 8.46 | 17.52 | 10.00 | 32.67 | 39.36 | 33.80 | 19.96 | 27.87 | 21.29 | 20.66 |
| (d) Regsprofessie | 1.92 | 4.83 | 2.42 | | | | 1.01 | 2.54 | 1.27 | 1.23 |
| (e) Verpleegster | | | | 10.41 | 17.0 | 11.53 | 4.95 | 8.06 | 5.47 | 5.31 |
| (f) Ander | 6.42 | 12.83 | 7.51 | 1.5 | 3.99 | 1.92 | 4.08 | 8.63 | 4.86 | 4.71 |
| Totaal: | 21.22 | 40.15 | 24.44 | 45.77 | 62.65 | 48.62 | 32.88 | 50.80 | 35.92 | 34.86 |
| 8. Huisvrou | | | | 1.72 | .46 | 1.52 | .82 | .22 | .71 | .69 |
| 9. Diverse | 3.28 | .69 | 2.84 | 2.58 | .46 | 2.23 | 2.96 | .58 | 2.55 | 2.57 |
| 10. Onseker | 6.90 | 7.03 | 6.92 | 12.07 | 9.97 | 11.71 | 9.36 | 8.42 | 9.20 | 8.95 |
| GROOT TOTAAL | 100.00 | 100.00 | 100.00 | 100.00 | 100.00 | 100.00 | 100.00 | 100.00 | 100.00 | 100.00 |

woon en in aanraking kom met net 'n paar beroepe, b.v. dié van 'n boer, 'n onderwyser, 'n winkelier en predikant, dan sal sy gedagtes omtrent die toekoms bepaal en beperk word grotendeels deur die beroepe waarvan hy op dié manier eerstehandse kennis opdoen. So het ek skole gevind waar die groot meerderheid van die seuns gesê het dat hulle predikant of skoolmeester wil word —waarskynlik omdat die beoefenaars van hierdie twee beroepe die enigste voorbeelde van materiële welvaart in hulle omgewing was! Die gegewens wat op hierdie tabel aangegee word, is verkry van ongeveer 17,000 kinders aan wie ek die vraag gedaan het: „Skryf neer wat jy dink jy sal eendag gaan word.''

Ek het met opset die vraag in hierdie bewoording gestel en nie gevra: „Wat wil jy graag eendag gaan word?'' nie, omdat ek wou gehad het dat die kind die praktiese moontlikheid van sy toekoms ook in aanmerking moes neem.

Ons sien uit die bostaande Tabel 30 duidelik die behoefte aan beroepsleiding. Byna 'n kwart (24.4%) van die seuns, by voorbeeld, dink hulle gaan in een of ander geleerde professie, terwyl dit duidelik is uit die vorige groep gegewens dat die professies slegs 3.6% van die manlike bevolking opneem. Met ander woorde, omtrent 85% van die seuns wat dink hulle gaan 'n professionele loopbaan volg, sal teleurgestel word. Volgens Tabel 20 het slegs 3.3% van die 18,000 seuns wat die skool in een jaar verlaat het, in professies tereggekom.

Die aantal meisies, wat voorbestem is om teleurgestel te word, is nog groter, daar b.v. 33.8% van hulle meen hulle gaan onderwyseresse word, terwyl slegs 2.5% van die vroulike bevolking bo 15 jaar een of ander onderwyswerk doen. Die drang by meisies om verpleegster te word het in die laaste tyd baie toegeneem. 11.5% van die meisies dink hulle gaan verpleegster word, terwyl die aantal verpleegsters minder as 1% van die vroulike bevolking bo 15 jaar uitmaak.

Dit is opmerklik watter verskil daar is tussen die keuse van die kinders op die primaire en op die sekundaire skoolstadia. Eers het ek hierdie gegewens vir elke skoolstanderd apart getabelleer omdat ek wou nagaan in hoeverre die ontwikkelingstrap wat hy bereik het, by die kind 'n rol speel in sy keuse. Want daar is mos 'n tyd in die meeste seuns se lewe wanneer hulle net lokomotiefdrywers of trem- of motorbestuurders wil word. Die verskille tussen die standerds in die laer skool was egter nie so groot as wat ek verwag het nie. Daarom het ek eenvoudigheidshalwe hulle almaal saamgestel en net twee klasse, primaire en sekundaire, getabelleer. Dit is ook opmerklik dat naas boere, wat byna 30% van die seuns meen hulle gaan word, predikant

(4.5%) en onderwyser (10%) die hoogste as afsonderlike beroepe staan. In werklikheid is daar slegs omtrent 'n ½% predikante en 1.35% onderwysers onder die mans bo 15 jaar.

Boerdery is feitelik die enigste beroep waar die percentasie seuns (30%) wat dit kies, ooreenslaan met die percentasie wat werklik in die beroep is, en kleiner is as die percentasie wat hulle werklik daarin begeef ná hulle die skool verlaat het (47%).

Hierdie tabel toon ook aan hoe min kinders dink in die rigting van industriële of kommerciële werk. Ons hele volkstradisie is daarteen.

Ek het net sulke tabelle soos 30 vir elk van die verskillende streke en types van skole apart uitgemaak. Omtrent 50% van alle plaasskool-seuns wil gaan boer. Slegs 25% van die seuns op die nedersettings dink aan boerdery. By hulle kom weer die grootste percentasies voor wat predikant en onderwyser wil gaan word, 10% en 13% onderskeidelik! Hulle is uit die aard van hulle opvoeding en huisomgewing waarskynlik die mins gewenste persone vir sulke beroepe, waarby 'n fyne en verligte huisopvoeding byna essensiëel is.

In een skool van omstreeks honderd kinders, waarvan sowat 90% as „baie arm" geklassificeer kon word, was ek verbaas om te vind dat meer as 80% *sendeling* of *predikant* wou word. Later het ek ontdek dat die oorsaak hiervan gesoek moes word in die geesdrif waarmee die onderwyser die saak van sendingwerk veral by die kinders bepleit het. Dit was beroepsleiding in 'n baie wesenlike sin. Maar hoe prysenswaardig sy doel ook mag gewees het, kon ek tog nie anders as voel dat, indien hy sy energie in die gee van beroepsleiding in 'n rigting aangewend het wat beter by die werklikheid—die moontlikhede van die meerderheid van daardie kinders en die besonder dringende eise van hulle eie lewe—gepas het, hy aan hulle, die maatskappy en aan Gods Koninkryk waarskynlik 'n groter diens sou bewys het.

Ons het ook sulke tabelle gemaak vir verskillende streke afsonderlik en gevind dat, waar die geaardheid van die streke min of meer dieselfde was, die verhouding van die verskillende beroepe wat gekies is, ook min of meer konstant was. Die tabelle is te uitgebreid om hulle almaal hier te gee.

Die percentasie wat *onseker* is omtrent wat hulle gaan word, is byna tweekeer so groot by meisies as by seuns. In die meer eenvoudige dele is die meisies nog naïef genoeg om sonder aarseling te verklaar dat hulle „'n boer se vrou" gaan word. In die meer gemoderniseerde dele is hulle 'n bietjie skaam om so openlik te verklaar waarvoor hulle so onvermydelik bestem is, en sê gewoonlik: „Ek weet nie." Dan het daar ook onder die meisies

sulke antwoorde voorgekom op die vraag: „Wat dink jy jy sal eendag gaan word?'' soos: „'n soet kind,'' „'n goeie meisie,'' of „Godskind,'' ens.

**Die behoefte aan Beroepsleiding.**

'n Studie van die bostaande syfers sal die groot behoefte aan verstandige beroepsleiding en raad in die land aan die lig bring.*

Die seerowers uit die ou tyd het hulle gevangenes in 'n oop boot op die onmeetlike oceaan aan hulle lot oorgelaat. Vrywel op dieselfde manier stuur ons skole jaarliks duisende onervare jongmense uit om sonder roer of kompas hulle koers op die lewensoceaan te vind. Ons is wel meer humaan as die ou seerowers, want ons sorg darem dat hulle 'n paar ou korsies brood en 'n bietjie water saamkry, in die vorm van 'n paar feite omtrent rekenkunde, spelling, grammatika, aardrykskunde en geskiedenis, waarvan die meeste egter buite verband met hulle lewe staan.

Nadat hulle die skool verlaat het, kom hierdie kinders sowel as hulle ouers alte seker tot die ontdekking hoe sleg hulle toegerus is en hoe min die dinge wat hulle op skool in hulle opgeneem het, vir die werklike lewe beteken.

Dis nie my bedoeling om 'n pleidooi te lewer vir 'n eng materialistiese opvoeding nie—inteendeel. Maar een ding is vandag dringender as ooit tevore in die geskiedenis van ons land vir ons kinders nodig, en dit is *leiding ten opsigte van die ingewikkelde ekonomiese eise van die besondere maatskappy waarvan hulle nolens volens lede sal word en die moontlikhede van die verskillende beroepe waarvoor hulle opgelei kan word.*

**Wat onder Beroepsleiding verstaan word.**

Daar is in verband met die vraagstuk van beroepsleiding drie faktore of elemente:—

* Viscount D'Abernon, Voorsitter van die National Institute of Industrial Psychology, Engeland, maak in die voorrede van Earle se boek *Methods of Choosing a Career* die volgende aanhaling uit die brief van 'n skoolhoof: „Die aantal mense wat teenswoordig ten einde raad is wat om met hulle seuns te doen, is skrikwekkend groot; en by die besef dat my kennis van die seun onvolkome en eensydig, en my kennis van die vereistes vir die verskillende beroepe onvoldoende is, voel ek myself min of meer as 'n kwaksalwer as iemand my om raad vra. My troos is dat my raad so selde gevolg word dat daar geen werklike rede vir my besorgdheid is nie."

(a) Die beroep of werk;
(b) Die kind of jongmens;
(c) Die organisasie om (a) en (b) met mekaar te verbind.

Iemand wat beroepsleiding wens te gee, moet eers van naby 'n studie van hierdie faktore, (a), (b) en (c), maak en oral waar dit moontlik is, hulp verleen in die poging onder (c) om bestaande organisasies te verbeter en nuwe middels uit te dink om die jongmense en die werkgewer met mekaar in aanraking te bring.

(a) Die *beroep* sluit onder ander dinge die volgende in:—

(i) die faciliteite vir opleiding in die verskillende beroepe, die eise om toelating, koste van verblyf, leergelde, ens., in verband met 'n besondere type van opleiding. Ten opsigte van hierdie punt het ek die verbasingwekkendste onkunde teëgekom by alle range van onderwysers in die gewone laer en hoër skole—veral op die platteland. As ek met hulle praat oor die raadsaamheid om die een of ander van hulle leerlinge in die rigting van die een of ander beroepsopleiding te stuur, het hulle my byna sonder uitsondering die vraag gestel: „Aan wie moet ek dan skrywe''?

Hier het ons weer 'n nadeel verbonde aan ons tweeledige stelsel van onderwysadministrasie, waarna hierbo reeds verwys is. Aan die een kant, onder die Provinciale Departemente het ons die laer en hoër skole wat 'n algemene skoolopvoeding verskaf. Heeltemaal afgeskeie hiervan het ons aan die ander kant, onder die Unie-departement, techniese kolleges, handels-, industrie-, en landbouskole. Ten gevolge van hierdie twee waterdigte kompartemente en van die heersende onkunde van diegene wat die kinders in die eerste instansie onder hulle sorg kry, d.i. die onderwysers in die laer skole, is daar vir die kinders geen gemaklike oorgang van die gewone skoolwerk na beroepswerk nie. Die gevolg is dat hulle op verskillende stadia van ontwikkeling uit die gewone skool uitval en in die meeste gevalle die lewe ingaan sonder dat hulle ooit van die bestaande geleënthede vir 'n praktiese en, in hulle geval, geskikter opleiding gehoor het.

(ii) 'n Studie van die lone en die moontlikhede van promosie en vooruitgang wat sekere beroepe aanbied—die diensvoorwaardes—die karakter-eienskappe waarop die werkgewers aandring—die ekonomiese beroeringe wat invloed op sekere beroepe het—die hedendaagse aanvraag na sekere soorte werk, en watter aanvraag daar in die onmiddellike toekoms sal wees, ens.

Dis dinge waarmee die meeste van ons onderwysers onvoldoende bekend is. Hulle weet nie genoeg van die maatskaplike en ekonomiese sake van hulle eie land nie. In die inrigtinge waar onderwysers opgelei word, normaal- en opleidingskolleges

en universiteite, ontvang hierdie onderwerpe nie die aandag wat hulle verdien nie. Beroepsleiding word nêrens* in een van die studiekursusse genoem nie, terwyl hulle tog soms in fyne besonderhede afdaal met betrekking tot dinge wat vir die onderwyser se toekomstige werk van baie minder belang is. Dit is sekerlik nie aan hulle opleiding te danke dat party onderwysers wel belang in die ekonomiese toekoms van hulle leerlinge stel nie.

Ek ken 'n hoof van 'n groot openbare skool op die Rand wat my vertel het dat hy met sukses gedurende die laaste jaar of wat honderde van sy jongens geplaas gekry het en dat daar minder as 'n halfdosyn mislukkings by was. Ek vra hom toe hoe hy so'n goeie uitslag reggekry het. Hy het my toe in sy geheim ingewy. Hy sê dat hy jarelank daarop uit gewees het om lid van 'n groot aantal klubs te word—teen aansienlike persoonlike onkoste—bloot eenvoudig omdat hy daar 'n groot aantal van die vernaamste mynbestuurders en ander werkgewers van groot besighede informeel ontmoet en later van naby leer ken. Hier doen hy 'n goeie woordjie vir sy seuns, en op hierdie informele manier het hy baie seuns met sukses 'n beroepsloopbaan help begin. Om dieselfde rede, vertel hy my, dien hy as lid van 'n aantal publieke liggame. Natuurlik volg daaruit dat hy baie te doen het en byna al sy tyd bestee as onderwyser en raadgewer en helper van die seuns wat aan sy sorg as hoof toevertrou is. Sy leerlinge kom byna almaal van die platteland en sou in vele gevalle sonder sulke leiding onbruikbare mense geword het en allengs in die geledere van die armblankes te lande gekom het, wat ons stadsbevolking in daeliks toenemende getalle laat aangroei, byna altyd as gevolg van slegte aanpassing. Ek haal hierdie voorbeeld aan net om te toon wat gedoen kan word as die onderwyser aangespoor word deur 'n sterk persoonlike belangstelling in die produkte van sy skool en hulle suksesvolle intree in 'n lewenswerk.

Wat ons onder (a) in ons gedagte het, is iets in die trant van die *Handboek van Loopbane vir Suid-Afrikaanse Seuns en Dogters* onlangs deur die Unie-departement van Arbeid uitgegee, wat in verband met hierdie vraagstuk 'n groot hulp vir onderwysers behoort te wees. Elke onderwyser behoort hierdie boek sorgvuldig te bestudeer, lesse daaroor te gee en die ouer kinders aan te moedig om dit self te lees. Die kinders sowel as die onderwysers behoort tabelle saam te stel wat al die belangrykste

*Die leerplan vir die opleiding van onderwysers in die tegniese kolleges onder die Unie-departement van Onderwys, uitgegee in 1929, is sover my bekend 'n uitsondering.

punte omtrent sekere beroepe vertoon, en hulle aan die muur van die klaskamer vas te steek, waar die kinders hulle in hul vrye tyd kan raadpleeg en bestudeer.*

Hierdie soort informasie kan op byna alle punte van die leerplan ingevoeg word. Daar behoort, laat ons sê eenmaal per week, speciale lesse gegee te word, waarin die een of ander beroep in besonderhede bestudeer word. So kan b.v. 'n les oor die poskantoor, die werk van die posmeester, die klerke, die telefoonbeambtes, die loopjongens, hulle diensvoorwaardes en vooruitsigte bevat. Of dit kan miskien 'n les oor die slagter wees, waarin sal voorkom die interessantste en belangrykste informasie omtrent skape en beeste, hulle verkoop, vervoer, hoe hulle geslag word, ens. Die seuns en dogters wie se ouers hierdie beroepe uitoefen, sou baie van die stof vir so'n les kon bydra. Ek het eendag so'n skema voor 'n aantal onderwysers uiteengesit. Toe ek klaar was, vra een van hulle, en glad nie 'n onintelligente persoon nie, vir my: „Onder watter vak sal ek hierdie dinge op die werkrooster sit?'' Daar het u nou my hele beskuldiging teen ons skoolstelsel in 'n paar woorde!

My antwoord was: „Vakke na die maan! U werk is nie om vakke te onderwys nie, maar om *die lewe te interpreteer.* U moet hierdie opgroeiende jongmense boweal leer om die lewe in sy geheel en in sy verband te sien.** En hoe kan u dit vir hulle onderwys, as u dit self in die skool bekyk as 'n klomp brokstukke genaamd *vakke!* Hierdie kinders sal maar enkele jare by u wees; daarna sal hulle die skool verlaat en kom hulle te staan voor daardie groot en ingewikkelde ding genaamd die *lewe*—onder moderne maatskaplike toestande. Hulle sien nou tot u op om leiding—meer as ooit tevore in die geskiedenis van ons land.''

Dit wat betref die eerste element, die beroep, wat die brandpunt uitmaak van die kind se toekomstige lewenswerksaamhede en wat helder omskrewe in die werk van die onderwys behoort inbegrepe te wees. Ons kom nou by die tweede onderwerp van beroepsleiding.

---

* Dis aanmoedigend om in die laaste jaarrapport (1931) van die Superintendent-Generaal van Onderwys in die Kaapprovincie te lees dat sy departement 'n duisend exemplare van die *Handbook* bestel het om aan hoofde van skole uit te deel.

** Of soos H. G. Wells dit uitdruk: „The pressing business of the school is to widen the range of intercourse.... It is only as a subordinate necessity that the school is a vehicle for the inculcation of facts."

(b) *Die Kind:*

Dit spreek vanself *dat die karakter en intelligensie van die kind bestudeer moet word.* Natuurlike aanleg en 'n besliste neiging tot 'n bepaalde onderwerp, ambag of beroep moet in oorweging geneem word. Die ouers behoort geraadpleeg te word, omdat hulle dikwels die een of ander trek in die kind se karakter of geaardheid opmerk wat in die skool nie aan die lig kom nie.

Hier moet iets gesê word omtrent intelligensie- en beroepstoetse—hulle waarde en beperkinge in verband met die keuse van 'n beroep.

Laat my al dadelik verklaar: *Die beste afsonderlike beroepstoets is die algemene intelligensietoets.* Kennis van die verstandspeil van 'n kind is van die allereerste belang om die rigting van beroepsleiding vir hom te bepaal. As ons b.v. weet dat 'n kind se I.K. benede 89 is, dan weet ons ook meteens dat hy ongeskik sal wees vir 'n beroep wat as 'n toelatingsvereiste die voleindigde St. VI vereis. Is sy I.K. benede 100, dan sal hy hoogswaarskynlik nooit deur sy matrikulasie kom nie, en beroepe wat hierdie kwalifikasie vereis, is vir hom gesluit. As sy I.K. benede 110 is, sal hy waarskynlik nie veel voordeel trek uit Universitaire studie nie, en dis heel onwaarskynlik dat hy ooit B.A. sal haal. Daarom sal dit vir hom onmoontlik wees om in een van die hoër professies te gaan.

Kennis van 'n kind se I.K. stel 'n mens dus in staat om min of meer die *soort* of *groep* beroepe te bepaal waartoe hy deur sy algemene bekwaamheid beperk is. Soos die Censusverslag van 1926 oor Beroepe aantoon, is die keuse wyd genoeg; daar word vandag in Suid-Afrika byna 'n duisend verskillende beroepe uitgeoefen.

Dit bring ons by *beroepstoetse.* Die meeste mense het 'n oordrewe en verkeerde voorstelling van wat deur beroepstoetse uitgerig kan word. Hulle dink dat 'n deskundige wat met sy beroepstoetse na 'n skool ontbied word, ná 'n paar dae se ondersoek presies kan bepaal in watter beroep elkeen van 'n paar honderd kinders hulle behoort te begewe. Dit is uiters ongerymd. Wat van 'n beroepstoets verwag kan word, is om, indien iemand vir 'n sekere werk (sê nou) 'n dosyn werkers nodig het, uit die groot aantal (sê 100) applikante dié twaalf uit te soek wat waarskynlik met die beste gevolg daartoe opgelei kan word. Dit is, hierdie toetse stel iemand in staat om op 'n doelmatige, tydbesparende en voordelige manier die mees geskikste sollicitante vir 'n seker beroep uit te soek. Maar 'n mens moet 'n bepaalde beroep hê waarvoor die keuse van persone gemaak

word. Die omgekeerde vraagstuk: gegee die seun vind vir hom werk, is veel moeiliker.

As ons agtereenvolgens op 'n groep seuns b.v. die beroepstoetse vir loodgieter en vir timmerman toepas, sal ons waarskynlik vind dat dieselfde seuns vir altwee bo-aan staan. In so'n geval sal dit uiteindelik net neerkom op 'n kwessie van smaak en van 'n oorweging omtrent verkrygbare plasing, die grootte van die betaling, ens., om uit te maak in watter van die twee beroepe die seuns hulle sal begeef. In sekere ander beroepe is natuurlik die algemene (generale) of *g*-faktor nie so groot nie, en die besondere (specifieke) of *s*-faktor van groter belang. In die keuse tussen beroepe waarby die respektiewe specifieke types van bekwaamheid hemelsbreed verskillend van aard is, sal die beroepstoetse natuurlik 'n groter uitkiesende waarde hê.

Die beroepstoetse onder die leiding van dr. R. W. Wilcocks van die Universiteit van Stellenbosch opgestel, is in Suid-Afrika reeds gestandaardiseer vir die volgende beroepe: (a) vir kleremakers en modemaakstersleerlinge deur J. A. Janse van Rensburg; (b) Tiksters, deur J. A. Janse van Rensburg; (c) Leerlinge om as plaasvoormanne opgelei te word, deur A. J. la Grange; (d) Leerlinge in die bouvakke: (i) Messelaars, (ii) Skilders, deur A. J. la Grange; (e) Werktuigkundiges, deur F. Brümmer.

Laat ons b.v. veronderstel dat 'n kleremaker 'n stuk of wat leerlinge in sy bedryf nodig het, en dat tienmaal so veel as wat hy verlang, aansoek doen, dan sal Van Rensburg se toets vir hom baie nuttig wees om die bestes uit te soek. Hy sal in elk geval die tyd en koste uitspaar wat hy sou moet bestee om hulle eers 'n paar weke te probeer en dan sy keuse te doen.

Uit die bostaande sal wel duidelik wees dat die beroepstoetse waarskynlik op baie groter skaal en ook met meer sukses by die beroeps-ent as by die skool-ent gebruik sal word. Hulle is gewoonlik nogal ingewikkeld en kosbaar. Vir die gewone onderwyser raak die moontlikhede van beroepsleiding in die skool min of meer uitgeput ná die toepassing van die algemene verstandstoets, die gebruik van alle geleënthede wat die leerplan hom verskaf, en 'n onselfsugtige blywende belangstelling in elke seun of dogter, ook as hulle al van skool af is.

(c) *'n Paar wenke omtrent die organisasie van beroepsleiding.*

Nou neem ons die laaste faktor in behandeling: *die vraagstuk van 'n organisasie* om die kind of jongmens aan die een kant en die beroep of werkgewer aan die ander kant met mekaar in aanraking te bring.

Die organisasie wat vandag op 'n enigsins groot skaal hierdie vraagstuk aangepak het, is die Jeugraad. Daar bestaan vandag 12 sulke jeugrade in die stedelike gebiede van die land: Pretoria, Kaapstad, drie op die Rand, Bloemfontein, Oos-Londen, Durban, Kimberley, Port-Elizabeth, Grahamstad, Pietermaritzburg. Pogings is aangewend om jeugrade op plattelandse dorpe te stig, en 'n begin is reeds gemaak op Potchefstroom, Lichtenburg, Kingwilliamstown, Harrismith.

In hoeverre die Jeugrade 'n doeltreffende organisasie is om die opgeskote seun of dogter in verbinding met die beroep (of die werkgewer) te bring kan uit die volgende tabelle beoordeel word. (Hulle is gebaseer op syfers wat goedgunstiglik aan ons

**Tabel 31. — Plasings bewerkstellig deur alle Jeugrade gedurende ses jaar (1926 — 1931).**

*(a) Uit die Aantal wat by die Jeugrade ingeskryf is.*

| Jaar | Totaal Ingeskrywe | | | Plasings deur Jeugraad: Aantal | | | Persentasie | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| | Seuns | Meisies | Totaal | Seuns | Meisies | Totaal | Seuns | Meisies | Totaal |
| 1926 | 5,302 | 3,641 | 8,943 | 2,393 | 1,047 | 3,440 | 45.1 | 28.8 | 40.5 |
| 1927 | 6,546 | 3,779 | 10,325 | 2,883 | 1,343 | 4,226 | 44.0 | 35.5 | 40.9 |
| 1928 | 6,644 | 3,882 | 10,526 | 3,043 | 1,315 | 4,358 | 45.8 | 33.9 | 41.4 |
| 1929 | 6,133 | 4,231 | 10,364 | 3,030 | 1,589 | 4,619 | 49.4 | 37.6 | 44.6 |
| 1930 | 6,111 | 4,139 | 10,250 | 2,709 | 1,650 | 4,359 | 44.3 | 39.9 | 42.5 |
| 1931 | 5,542 | 4,139 | 9,681 | 2,055 | 1,442 | 3,497 | 37.1 | 34.8 | 36.1 |
| Totaal vir 6 Jaar | 36,278 | 23,811 | 60,089 | 16,113 | 8,386 | 24,499 | 44.4 | 35.2 | 40.8 |

*(b) Uit die Aantal in Betrekkings.*

| Jaar | Aantal Seuns en Meisies in betrekkings. | | | % wat hierdie betrekking self gevind het | | | % wat die betrekking deur die Jeugrade gevind het | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| | Seuns | Meisies | Totaal | Seuns | Meisies | Totaal | Seuns | Meisies | Totaal |
| 1926 | 6,412 | 3,489 | 9,901 | 62.7 | 70.0 | 65.3 | 37.3 | 30.0 | 34.7 |
| 1927 | 6,338 | 3,383 | 9,721 | 54.5 | 60.3 | 56.5 | 45.5 | 39.7 | 43.5 |
| 1928 | 6,831 | 3,816 | 10,647 | 55.5 | 65.5 | 59.1 | 44.5 | 34.5 | 40.9 |
| 1929 | 5,486 | 3,518 | 9,004 | 44.8 | 54.8 | 48.7 | 55.2 | 45.2 | 51.3 |
| 1930 | 4,323 | 2,901 | 7,224 | 37.3 | 43.1 | 39.7 | 62.7 | 56.9 | 60.3 |
| 1931 | 3,401 | 2,418 | 5,819 | 39.6 | 40.4 | 39.9 | 60.4 | 59.6 | 60.1 |
| Totaal vir 6 Jaar | 32,701 | 19,525 | 52,316 | 50.9 | 57.0 | 53.2 | 49.1 | 43.0 | 46.8 |

L

verskaf is deur die Jeugraadafdeling van die Unie-Departement van Arbeid.)

Afdelings (a) en (b) van Tabel 31 hierbo behandel die gegewens van twee aparte gesigspunte:

(a) Toon aan vir hoeveel seuns en dogters die Jeugrade werk vind uit die getal wat by die Jeugraadkantoor kom aanklop om hulp met die verkry van werk, en dan in hulle boeke geregistreer word.—Uit hierdie syfers sal opgemerk word dat gedurende die laaste ses jaar die Jeugrade werk gevind het vir ongeveer 41% van die seuns en dogters wat by hulle kom werk soek het. In 1929 het hierdie syfer sy hoogste punt bereik, nl. 44.6%. Die daling tot 36.1% in 1931 is grotendeels te wyte aan die ekonomiese gedruktheid waarin ons land verkeer. Dit skyn asof die Jeugrade meer sukses het met die plasing van seuns as van meisies (44.4% teenoor 35.2%). Die percentasie meisies vir wie werk gevind is, het gegroei van 29% in 1926 tot omtrent 35% in 1931, terwyl die percentasie seuns gedaal het. Van die hele aantal wat geregistreer is, het die seuns 60.4% uitgemaak, en van die plasings 65.8%.

(b) Alle werkgewers word veronderstel (volgens die wet) om die Jeugrade onmiddellik in kennis te stel as hulle jeugdige persone in hulle diens neem, óf hulle hierdie werk deur middel van die Jeugrade gevind het of nie. Die syfers van Tabel (b) toon die relatiewe proporsie jeugdige persone aan wat op hulle eie houtjie werk gevind het. Hulle maak die meerderheid uit. 46.8% *van dié wat in betrekkings is,* is daarin geplaas deur die bemiddeling van die Jeugrade. Hierdie getal het van 34.7% in 1926 tot oor 60% in 1930 en 1931 gegroei. Daar is tot nog toe geen syfers beskikbaar om aan te toon hoeveel minder of hoeveel meer sukses in hulle beroepe die meisies en seuns het wat deur die Jeugrade geplaas is, as dié wat die werk op hulle eie houtjie gevind het nie. Daar is alle kans dat die laasgenoemdes beter in hulle beroepe deug—hoewel 'n deeglike ondersoek van hierdie saak nog moet gemaak word.—Hierdie tabel is ook belangwekkend as 'n mens daarop let hoeveel groter die percentasie meisies is wat in diens is en daardie betrekkings op eie houtjie gekry het, as die percentasie seuns. Dit is waarskynlik toe te skrywe aan die feit dat talle van meisies werk in fabrieke vind waar hulle waarskynlik makliker op eie houtjie werk kan kry. Aan die ander kant bedien 'n groter percentasie seuns hulle van die jeugrade.

In die volgende twee tabelle word dieselfde soort gegewens uitgewerk as in Tabel 31, net hier word ons in staat gestel om die

**Tabel 32. — Plasings deur afsonderlike Jeugrade in 1931 bewerkstellig.**

(a) *Uit die aantal ingeskryf.*

| Jeugraad | Aantal ingeskrywe deur Jeugraad | Geplaas deur Jeugraad: Aantal | Percentasie |
|---|---|---|---|
| Witwatersrand | | | |
| Centraal | 3142 | 1136 | 36.2 |
| „ „ Oos | 618 | 307 | 49.7 |
| „ „ Wes | 231 | 76 | 32.9 |
| Pretoria | 1058 | 193 | 18.2 |
| Kaapstad | 1533 | 832 | 54.3 |
| Durban | 1077 | 404 | 37.5 |
| Bloemfontein | 271 | 98 | 36.2 |
| Port-Elizabeth | 760 | 92 | 12.1 |
| Oos-Londen | 419 | 95 | 22.7 |
| Kimberley | 192 | 154 | 80.2 |
| Pietermaritzburg | 282 | 66 | 23.4 |
| Grahamstad | 98 | 44 | 44.9 |
| Totaal | 9,681 | 3,497 | 36.1 |

(b) *Uit die aantal wat in betrekkings is.*

| | Aantal in betrekkings | % wat self werk gevind het | % wat werk deur Jeugraad gevind het |
|---|---|---|---|
| Witwatersrand | | | |
| Centraal | 1,814 | 37.4 | 62.6 |
| „ „ Oos | 502 | 38.8 | 61.2 |
| „ „ Wes | 123 | 38.2 | 61.8 |
| Pretoria | 251 | 23.1 | 76.9 |
| Kaapstad | 1,142 | 27.1 | 72.9 |
| Durban | 742 | 45.6 | 54.4 |
| Bloemfontein | 203 | 51.7 | 48.3 |
| Port-Elizabeth | 338 | 72.8 | 27.2 |
| Oos-Londen | 306 | 69.0 | 31.0 |
| Kimberley | 167 | 7.8 | 92.2 |
| Pietermaritzburg | 134 | 50.7 | 49.3 |
| Grahamstad | 97 | 54.6 | 45.4 |
| Totaal | 5,819 | 39.9 | 60.1 |

verskillende jeugrade in die land met mekaar te vergelyk wat betref hulle doeltreffendheid om werk te vind vir jeugdige persone.

Uit Tabel 32 (a) blyk dat die jeugrade van Kimberley en Kaapstad die grootste percentasie plasings bewerkstellig het (80.2% en 54.3% onderskeidelik), terwyl Pretoria en Port-Elizabeth slegs 18.2% en 12.1% onderskeidelik aantoon, bereken uit die aantal by die jeugraad geregistreer.

As ons na tabel (b) kyk, sal ons sien dat in Port-Elizabeth en Oos-Londen die oorgrote meerderheid van jeugdige persone wat in betrekking is, die werk op hulle eie houtjie gevind het (72.9% en 69.0% onderskeidelik). Aan die ander kant staan Kimberley en Pretoria die laagste in hierdie opsig met 7.8% en 23.1% onderskeidelik.

Hoewel die totaal van die inskrywings en plasings vir 1931 'n weinig minder is as in 1930, bly die relatiewe verhoudings, soos deur die percentasies weerspieël feitelik dieselfde.

Die Rand-Centraal-Jeugraad is verreweg die grootste in die land. Dié raad alleen kan op meer plasings roem as al die ander rade tesaam—uitgenome Kaapstad en Durban. In 1930 was Kaapstad met 1274 byna eerste. Rand-Centraal het toe 1291 plasings gemaak.

Terwyl ons in die stedelike gebiede darem organisasies soos die jeugrade het wat tog omtrent die helfte van die seuns en dogters help om 'n beroep te bekom, het ons in die plattelandse streke niks van dié aard nie. Hier is beroepsleiding byna nog meer nodig, omdat die aanrakingspunte met verskillende soorte bedrywe en beroepe so gering is. Hier is dit waar mensies almaal op 'n hoop of in 'n hoek vasdraai en nie daaraan dink om ooit elders, of op 'n ander gebied as op hulle armoedige ou stukkies grond met mielies, 'n heenkome te soek nie. Weens die tradisie waarvolgens plase verdeel word, en die feit dat elke seun se oë al van kinds af op die stukkie van die plaas wat hy gaan erwe, gevestig is, dink ons seuns nie aan 'n ander beroep as boerdery nie. Daar is 'n sekere determinisme as gevolg van die omstandighede wat op die platteland onverbiddelik die lot van seuns en dogters bepaal.

Ongelukkig wil die stedelike jeugrade hulle nie met die plattelandse probleme inlaat nie, omdat hulle sê dat daar skaars genoeg betrekkings in die stad vir hulle eie stadseuns oop is—wat sal hulle nog seuns van buite af inbring om met hulle stedelingseuns te konkurreer? Bowendien is sommige stadsberoepe, 'n mens kan maar sê, geslote terreine wat deur dié wat reeds daarin is, beheer word ten voordele van hulle eie mense en fami-

lie. Dis vir 'n buitestaander so goed as onmoontlik om daar in te kom.

So'n standpunt kan 'n mens tot op sekere hoogte verstaan. Maar aan die ander kant is hierdie manier van doen in direkte teenspraak met die beginsel dat verdienste die enigste faktor behoort te wees wat by 'n benoeming as vakleerling in aanmerking kom, en dat die seun wat die beste vir 'n werk geskik is, aangeneem behoort te word, of hy nou al uit stedelike of landelike omgewings kom. Werkgewers spreek menigmaal 'n voorkeur vir die plattelandse seun uit. Hulle verseker dat hy standvastiger en vertroubaarder is as die stadseun. Laat dit wees soos dit wil, as daar 'n toestroming van die land na die stad plaas vind, moet 'n dergelyke stroom van die stad na die land aan die gang gesit word. As ek dit sê, het ek nie die oog alleen op boerdery nie. In baie gevalle sal 'n stadseun wat as loodgieter, timmerman of motorwerktuigkundige opgelei is, uitvind dat dit hom beter betaal om hom in 'n plattelandse dorpie te vestig as in 'n stad; dieselfde geld dikwels vir die hoër professies, soos dokter, tandarts, prokureur, ens.

Ten gevolge van die loop van omstandighede het dit tot nog toe moeilik gegaan om op die platteland 'n jeugraad te vestig. 'n Verantwoordelike liggaam soos 'n Raad is geneig tot logheid en word verhinder om glad te werk weens die feit dat afstand op die platteland so'n belangryke faktor is. Ek is oortuig dat hierdie werk op die platteland 'n baie meer *persoonlike* en *individuele* karakter moet hê, en dis hier waar die onderwyser die leiding op hom behoort te neem. Hy is die persoon wat die sleutelposisie met betrekking tot beroepsleiding in die landelike streke beheers. Hy ken sy leerlinge, en sien in hoe beperk die kanse vir Piet en Jan, ens., is as hulle die volgende jaar St. VI voltooi. Hy weet dat net maar een van die seuns op sy vader se grond 'n bestaan sal kan maak en dat die andere sal moet uitspring en vir hulleself sorg. Daarom moet hy so spoedig moontlik die aandag van die seuns sowel as van hulle ouers op die toestand van sake vestig. Om dit behoorlik te kan doen, moet hy, soos hierbo in (a) uitgelê, maatskaplik en ekonomies goed op hoogte van sake wees, en dis juis hierin dat hy die meeste tekortskiet. Hy is onbekend met die bestaande geleenthede vir werk. Hoewel dit nog baie jare sal duur voordat onderwysers vir hierdie werk behoorlik geoefen is, kan tog in elk geval 'n begin in dié rigting gemaak word.

Terwyl ek wys op die tekortkomings van onderwysers in hierdie verband, wil ek nie die moeilikhede verklein wat uit die kortsigtigheid van die ouers voortvloei nie. Ek weet van verskeie gevalle waar onderwysers oneindig veel moeite gedoen het

om vir 'n seun of meisie 'n geskikte opleiding of betrekking te kry en waar die ouers op die laaste oomblik weier om hom of haar te laat gaan. Baie van die armer klas ouers skyn 'n amper primitiewe gehegtheid aan hulle kinders te hê. Dis heeltemaal onredelik en herinner 'n mens dikwels aan die ape wat hulle kinders uit liefde dooddruk. Opvoeding van die ouers sal 'n groot deel moet uitmaak van enige skema van beroepsleiding.

Die volgende plan word voorgestel:—

(i) Elke distrik of groep distrikte moet 'n centrale kantoor hê waaraan weekliks of selfs daeliks informasie uit alle dele van die land verskaf word, met die aandag meer in die besonder gevestig op geleëntheid vir werk in die distrik self. Een persoon, b.v. 'n energieke skoolraadsekretaris, sal heeltemaal bekwaam genoeg wees om die informasie te ontvang en te behandel.

(ii) In die tweede plek behoort die werk van die skoolinspekteur totaal gewysig te word. Hy moet minder belas wees met die minder belangryke besonderhede van skoolwerk en meer aandag wy aan die hele kwessie van *die aankweking en ontwikkeling van 'n voldoende afsetgebied of mark vir die produkte van sy skole.* Sy gereelde besoeke aan alle skole in sy kring behoort hom 'n juiste denkbeeld te gee van die aantal seuns en meisies wat elke jaar sal klaar wees om in die lewe ingestuur te word. Bowendien sal hy voortdurend in noue aanraking wees met die bogenoemde centrale kantoor, wat hom gedurig voorsien van informasie omtrent geleënthede vir werk sowel binne as buite sy kring. Gedurende 'n besoek aan 'n plattelandse skool behoort ten minste die helfte van sy tyd gewy te wees aan raadpleging met die onderwyser en die ouers van die kinders wat binnekort die skool gaan verlaat. Die feit dat vandag so te sê elke onderwyser wat in 'n skool werk, 'n professionele opleiding gehad het en dat gevolglik die onderwysers baie beter as in vroeër tyd toegerus is om lees, skryf en reken te onderwys, behoort die aard van die supervisie en die inspeksie te beïnvloed. Onder hierdie nuwe toestande kan die onderwyser ten opsigte van die formele werk beter vertrou word en die inspekteur se tyd meer aan die sociologiese funksie van die skool gewy word. Die inspekteur van plattelandse skole behoort 'n soort van reisende jeugraad in tabletvorm te wees en by die aanstelling van inspekteurs behoort die sociologiese kant van sy werk in die eerste plek in aanmerking te kom.

Deur sy daelikse aanraking met die kind raak die onderwyser bekend met sy bekwaamheid en karaktertrekke. Aan die ander kant moet die inspekteur goed op hoogte wees van die beroepsgeleënthede; en, as hierdie twee persone met mekaar

saamwerk, sal hulle die kind die mees passende raad en leiding kan gee.

In verband met hierdie werk sal dit wel moontlik wees om 'n eenvoudige maar doeltreffende kaartstelsel te ontwerp waardeur 'n verslag van elke kind se verdere loopbaan kan bygehou word. Ons gee aan die hand dat die bestaande kaartstelsel van die Jeugraad hersien moet word deur 'n kommissie bestaande uit verteenwoordigers van die Jeugraad, die onderwysers en vooraanstaande werkgewers.

Bostaande voorstel is eenvoudig en behoef nie veel te kos om in werking te stel nie. Hoogswaarskynlik is al wat nodig sal wees 'n extra klerk in die kantoor van die skoolraadsekretaris om die korrespondensie te voer en die kaarte in orde te stel. Dit het die voordeel dat dit gebaseer is op *persoonlike aanraking* en op dié persoonlike belangstelling wat van onskatbare waarde is nie alleen om werk te verkry nie, maar ook om te verseker dat daar 'n wakende oog gehou sal word oor kinders wat in hulle eerste werk ongelukkig gewees het en dat daar nagegaan sal word wat met hulle gebeur.

So'n skema sal sekerlik 'n groot hulp wees om aan beroepsleiding sy behoorlik plek in ons skoolstelsel te gee. Terselfdertyd behoort onmiddellik stappe geneem te word om hierdie onderwerp in die leerplan van ons Normaalkolleges en Opleidingskole ingevoer en op gelyke voet met ander studievakke geplaas te kry. Nie alleen behoort hierdie vak ook 'n bepaalde plek op die rooster van werksaamhede te kry net soos musiek, hout- en naaldwerk nie, maar dit behoort ook vir diegene wat die onderwysers oplei, moontlik te wees om byna al die gewone skoolvakke te gebruik as uitgangspunt vir bespreking van onderwerpe van maatskaplike en ekonomiese belang waarmee die moderne onderwyser noodsaaklik bekend moet wees.

Dan, en dan alleen, sal die onderwyser op sy beurt die belangrykheid insien van hierdie kant van sy verantwoordelikheid en die moontlikhede selfs van die gewone skoolvakke as 'n middel om sydelings sowel as regstreeks beroepsleiding te gee.

Daar is 'n verspilling van mensemateriaal en geestelike kragte van ons volk ten gevolge van die feit dat die jongmense onophoudelik probeer om iets te doen te kry, en, as hulle eindelik iets vind, blyk hulle hopeloos ongeskik daarvoor te wees. Die armblankevraagstuk is 'n neweproduk van hierdie meer algemene verspilling van menslike kragte. Ek het opsetlik groter nadruk gelê op die wyer en algemener vraagstuk, wat, indien dit opgelos word, vanself die ander sal laat verdwyn.

'n Arm land soos ons s'n, met sy beperkte blanke bevolking kan so'n verspilling van mensemateriaal kwalik bekostig.

In die geweldige stryd om die bestaan moet ons skole ons in staat stel om uit ons geestelike kragte die grootste voordeel te trek, en beroepsleiding met die hulp van onderwysers en inspekteur sal baie kan doen om hierdie ontsettende verspilling te voorkom.

Daar is egter nog 'n ander manier waarop so'n stelsel 'n weldadige invloed op die hele gees van die skoolopvoeding kan uitoefen. Dit betref meer in die besonder die plattelandse streke waar die onderwyser die beheer oor die hele situasie het en meer intiem met die omstandighede van die verskillende kinders bekend is as b.v. die onderwyser in die groot stadskool met 40 tot 50 kinders in sy klas. Die feit dat die onderwyser in sy omgang met die kinders hom gedurig bewus is van die gedagte: „Ek is medeverantwoordelik vir die plasing van dié of daardie seun in sy toekomstige loopbaan, dis my plig om hom te help om daarin sukses te behaal,'' moet hom onvermydelik regstreeks beïnvloed in sy keuse van *wat* hy gaan onderwys en *hoe* hy dit aan die verskillende kinders gaan leer.

Dit sal 'n verhoogde waarde aan die hele leerplan en onderwysmethodes gee, en die kunsmatige skeiding wat daar vandag bestaan tussen die werksaamhede in die skool en dié daarbuite, sal grootliks weggeneem word. *Methodes* ontwikkel houdings en gesindhede wat in die lewe oorgedra word, en hou aan met groei lank nadat die *feite* vergeet is.

Die feit dat hierdie kant van beroepsleiding in verband met die klaswerk van die skool in die verlede verwaarloos is, weerspieël grootliks die gesigspunt van die onderwysautoriteite. Soos ek reeds aangedui het, was daar aan die bo-end van ons opvoedingstelsel so'n onverskilligheid omtrent die afsetgebied van sy produkte dat ons nie in die minste verwonderd is dat in die opleiding van onderwysers aan beroepsleiding feitelik nooit gedink is nie en dat daar vandag onderwysmethodes, vakke en vorme van skoolorganisasie geduld word wat in baie opsigte slegs op tradisionele gronde kan geregverdig word. Die departement verlang hierdie dinge van die inspekteurs; die inspekteurs verlang hulle van die onderwysers, wat op hulle beurt dit weer van die kinders verlang — en by dit alles word daar feitelik nie met die ekonomiese behoeftes en toekomstige loopbaan van hierdie kinders rekening gehou nie.

Een omstandigheid wat ons al reeds genoem het, het tot dusver grootliks in die pad gestaan. Die feit dat laer en middelbare onderwys provinciale sake is en kunsmatig van beroepsopleiding geskei is, het ons tot nog toe verhinder om ons opvoeding in sy geheel uit 'n nasionale oogpunt te beskou. Die landsregering

wat die ekonomiese beleid van die land moet aangee en wetgewing moet beraam in verband met industrieë, arbeid, lone, ens., is heeltemaal uit voeling met die skool wat die kinders onder hierdie omstandighede vir die lewe moet voorberei. Dientengevolge bemoei die skool hom ook maar min met oorwegings van ekonomiese aard en bly grotendeels in gebreke om 'n groot proporsie van ons kinders vir die lewe voor te berei, wat in die geval van armblankes weinig meer is as 'n ononderbroke worsteling om op die land net maar aan die lewe te bly.

## HOOFSTUK V.

## VERTRAGING, DRUIPING EN ARMOEDE.

**Die betekenis en mate van vertraging.**

In die vorige hoofstukke het ons probeer aantoon hoe ons onderwysstelsel ondoeltreffend geblyk het as 'n prophylaktiese middel teen armblankedom, hoofsaaklik omdat die onderrig ontoereikend was en die skool ook nie kennis geneem het van die aanvraag na en afsetgebied van sy produkte nie. Dit kan *negatiewe* tekortkomings genoem word. Daar is egter nog 'n ander faktor wat nie alleen ons onderwys as 'n voorbehoedmiddel minder doeltreffend gemaak het nie, maar wat ook skade van 'n *positiewe* aard veroorsaak het, nl. die demoraliserende uitwerking van vertraging as 'n leerling herhaaldelik druip in ons skole.

Dis 'n ingewikkelde vraagstuk. Net soos in die vorige hoofstuk, waar ons probeer uitvind het welke faktore die na-skoolse loopbaan van kinders beïnvloed, wil ons in hierdie hoofstuk die verskillende faktore waardeur die *mate van vordering van kinders* op skool beïnvloed word, nagaan. Die eerste wat ons doen is om 'n *norm* vas te stel.

Heelwat verwarring word veroorsaak deur die gebruik van die woord „vertraging." Dit laat baie mense dink aan verstandelike agterlikheid of swaksinnigheid, e.d.m., wat heeltemaal 'n verkeerde opvatting is. Vertraging is 'n *gevolg* van baie oorsake, waarvan verstandelike agterlikheid of swaksinnigheid maar een is. 'n Kind kan byv. vertraag wees op skool omdat hy vir die eerste maal skool-toe gegaan het toe hy al taamlik oud was. Verder is daar die voortdurende verwisseling van skole, swak gesondheid en defektiewe gesigsvermoë of gehoor. Dan kan dit ook te wyte wees aan die feit dat daar 'n definitiewe gedragslyn deur sommige onderwysers en inspekteurs gevolg word deur daarop te staan dat 'n leerling juis 'n sekere standaard moet bereik voordat hulle hom bevorder, ens., ens. Derhalwe is dit verkeerd om 'n verskynsel soos vertraging te identificeer met wat slegs *een* van sy oorsake is, hoewel 'n baie belangryke oorsaak, t.w. gebrek aan verstand.

In wat hier volg, gaan ons vertraging beskou as *langsame vordering met skoolwerk*—afgesien van die oorsake daarvan; en omdat tyd 'n vername rol speel by die meet daarvan, beskou ons *vertraag*, vir statistiese doeleindes, as synoniem met *te-oud-vir-standerd.*

Nog 'n vraagstuk in verband waarmee daar heel wat verwarring bestaan is hoeveel jaar 'n leerling bo die gemiddelde ouderdom vir sy standerd moet wees voordat hy vertraag genoem kan word? Sal ons hom vertraag noem as hy net 'n maand bokant die gemiddelde ouderdom is? Ses maande, 'n jaar, twee jaar, of drie jaar?

As die mediaan-ouderdom vir elke standerd as die norm geneem word, sal die helfte van die leerlinge natuurlik onderkant, en die ander helfte bokant hierdie middelpuntsouderdom wees. Sal ons dan die helfte van ons kinders vertraag noem? Sekerlik nie.

Gedurende die afgelope jare is in die jaarverslae van die onderwysdepartemente van die Transvaal, Natal en Oranje-Vrystaat alle kinders bokant die normale ouderdom vir 'n sekere standerd, as *te oud* beskou. Natal noem hulle selfs *subnormaal.* As mens hierna moet oordeel is 115,000 (d.i. een-derde) van die leerlinge in die Unie vertraag. Dit is natuurlik ongerymd. 'n Onderwysdepartement kan hierdie groot getal leerlinge hoegenaamd nie as ver genoeg van normaal beskou om dit te regverdig dat hulle as 'n groep afsonderlik behandel moet word nie. *Waar moet ons dar eintlik die grens trek?*

Die antwoord op hierdie vraag moet uitsluitlik op omstandighede soos ons dié in die praktyk aantref gebaseer word. In die theorie is dit net 'n kwessie van graad. Sommige kinders is net 'n fraksie van 'n jaar te oud, terwyl ander weer tien jaar te oud is vir 'n standerd. 'n Mens vind sulke gevalle in ons skole. In die praktyk, dink ek, moet 'n leerling *vertraag genoem word wanneer sy te-oud-heid vir 'n besonder standerd, ten gevolge van langsame vordering, speciale administratiewe stappe vereis.*

In elke geval word grense van hierdie aard na willekeur getrek; maar as die grens b.v. *twee jaar bokant die ouderdom van die gemiddelde kind in 'n besondere standerd* getrek word, dan lyk dit asof dit die grens sal wees waarbo kinders 'n probleem vir die klas word en speciale aandag van die onderwyser vereis.

In werklikheid is daar vandag meer as 13,000 kinders onder sewe jaar in die skole van die Unie, en die merendeel van hierdie kinders bly minder as twee jaar in die twee substanderds.

Tabel 33.

| Standerd | Ouderdom van gemiddelde kind in besondere standerd | Leerlinge van die volgende ouderdomme in die volgende standerds word as vertraag beskou. |
|---|---|---|
| Subs. A | 7.0 jaar | 9.0 jaar en ouer |
| „ B | 8.0 „ | 10.0 „ „ „ |
| Std. I | 9.0 „ | 11.0 „ „ „ |
| II | 10.0 „ | 12.0 „ „ „ |
| III | 11.0 „ | 13.0 „ „ „ |
| IV | 12.0 „ | 14.0 „ „ „ |
| V | 13.0 „ | 15.0 „ „ „ |
| VI | 14.0 „ | 16.0 „ „ „ |
| VII | 15.0 „ | 17.0 „ „ „ |
| VIII | 16.0 „ | 18.0 „ „ „ |
| IX | 17.0 „ | 19.0 „ „ „ |
| X | 18.0 „ | 20.0 „ „ „ |

Inspekteurs in sommige van die provincies is van mening dat hierdie twee standerds onder normale omstandighede in een-en-'n-half jaar voltooi behoort te word. Veiligheidshalwe kan ons aanneem dat kinders gewoonlik op skool kom wanneer hulle sewe jaar oud is, en dat hulle in die gewone loop van sake 'n jaar in elke standerd bly. Op hierdie grondslag word dit verwag dat die gemiddelde leerling in standerd I moet wees wanneer hy nege jaar is, en so voort. As 'n kind egter elf jaar of ouer is en hy sit nog in standerd I, en 12 jaar of ouer is en hy nog in standerd II is, ens., soos in Tabel 33 aangegee, dan beskou ons hom as in so'n mate te oud (of vertraag) dat hy die homogeniteit van die klas of groep waarin hy is verbreek, en hy besondere aandag vereis. Wat ouderdom betref, kan geen standerd absoluut homogeen wees nie; en al sou dit ook moontlik wees, sou dit nie wenslik wees nie. Maar, as die verskil tussen die ouderdomme van leerlinge van een en dieselfde klas min of meer 'n weerspieëling is van die verskil in hul geestesvermoëns, sal dit moeilik wees om reg te laat geskied aan die hele groep as die verskil tussen die uiterstes meer as vier jaar is; want net soos daar kinders in 'n klas is wat te oud is, kan daar dié wees wat te jonk is. Van laasgenoemde (tot twee jaar te jonk), sal daar waarskynlik minder wees as van eersgenoemde (tot twee jaar te oud). Om hierdie redes het ons besluit om die grens op twee jaar bokant die normale ouderdom vas te stel en bo hierdie grens

**Tabel 34. — Ouderdomme en standerds van blanke leerlinge in laer en middelbare skole van die Unie, 5 November 1930.**

| Ouderdom in jare. | Substanderds Sub A | Substanderds Sub B | Standerd I | Standerd II | Standerd III | Standerd IV | Standerd V | Standerd VI | Standerd VII | Standerd VIII | Standerd IX | Standerd X | Onge-klas-ifi-ceerd | Totaal |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| | No. | No. | No. | No. | No. | No. | No. | No. | No. | No. | No. | No. | No. | No. |
| Onder 7 | 11,485 | 1,894 | 91 | 1 | – | – | – | – | – | – | – | – | – | 13,471 |
| 7 | (15,081) | 11,573 | 3,169 | 156 | 4 | – | – | – | – | – | – | – | – | 29,983 |
| 8 | 5,941 | (13,797) | 13,311 | 3,323 | 221 | 3 | – | – | – | – | – | – | 10 | 36,606 |
| 9 | 1,250 | 6,074 | (14,616) | 12,333 | 3,005 | 202 | 1 | – | – | – | – | – | 16 | 37,497 |
| 10 | 349 | 1,659 | 7,613 | (14,273) | 10,537 | 2,608 | 201 | 6 | – | – | – | – | 18 | 37,264 |
| 11 | 127 | 403 | 2,419 | 8,078 | (12,702) | 8,440 | 2,143 | 150 | 3 | – | – | – | 12 | 34,477 |
| 12 | 55 | 173 | 949 | 3,572 | 9,309 | (12,276) | 8,275 | 2,102 | 93 | 8 | – | – | 16 | 36,828 |
| 13 | 26 | 71 | 317 | 1,378 | 4,637 | 8,995 | (10,998) | 7,253 | 1,247 | 82 | 3 | 1 | 21 | 35,029 |
| 14 | 12 | 31 | 120 | 527 | 2,069 | 5,033 | 8,875 | (10,289) | 4,474 | 978 | 74 | 2 | 35 | 32,519 |
| 15 | 8 | 9 | 53 | 198 | 778 | 2,194 | 4,947 | 8,053 | (5,203) | 3,22[illegible] | 665 | 61 | 42 | 25,440 |
| 16 | 2 | 2 | 8 | 35 | 152 | 560 | 1,600 | 3,909 | 3,253 | (3,783) | 1,952 | 539 | 53 | 15,848 |
| 17 | 2 | 1 | 1 | 11 | 27 | 102 | 265 | 1,047 | 1,132 | 2,108 | (1,931) | 1,548 | 72 | 8,247 |
| 18 | – | – | 2 | 1 | 7 | 11 | 49 | 238 | 254 | 707 | 990 | (1,469) | 43 | 3,771 |
| 19 en bokant | – | – | – | 1 | 2 | 7 | 8 | 91 | 44 | 153 | 349 | 1,129 | 44 | 1,828 |
| Totaal | 34,338 | 35,687 | 42,669 | 43,887 | 43,450 | 40,431 | 37,362 | 33,138 | 15,703 | 11,048 | 5,964 | 4,749 | 382 | 348,808 |
| Mediaan ouderdom in jare | 7.38 | 8.32 | 9.33 | 10.43 | 11.63 | 12.73 | 13.73 | 14.69 | 15.39 | 16.32 | 17.15 | 18.15 | 16.40 | |
| Getal vertraagde kinders | 1,831 | 2,349 | 3,869 | 5,723 | 7,672 | 7,907 | 6,869 | 5,258 | 1,430 | 860 | 349 | – | | 44,144 |
| Persentasie vertraag | 5.3% | 6.6% | 9.1% | 13.0% | 17.7% | 19.6% | 18.4% | 15.9% | 9.1% | 7.8% | 5.9% | | | 12.8% |

word alle leerlinge as vertraag beskou, (heeltemaal afgesien van die moontlike oorsake).

In bostaande Tabel 34 word aangetoon wat die toestand is as hierdie grenslyn op alle blanke leerlinge in die Unie toegepas word:—

Die syfers tussen hakies dui in die geval van elke standerd aan die groep in dié ouderdom wat as die normale ouderdom vir 'n besondere standerd beskou word. In standerd I is daar byv. 14,616 leerlinge van 9 jaar; die getalle daaronder is dus van leerlinge bo die gemiddelde ouderdom vir die besondere klas, en die getalle bokant, van leerlinge onder die gemiddelde ouderdom. Die grenslyn in die geval van standerd I gaan deur die punt 11.0 jaar, en alle leerlinge ouer as elf jaar wat nog in standerd I is, word as vertraag beskou; in hierdie geval is dit 2,419 plus 949 plus 317 plus 120, ens., altesame 3,869 (of 9.1%) van die 42,669 leerlinge in standerd I.

Die getalle vertraagde kinders in die ander standerds en die percentasie wat hulle van die geheel uitmaak, word onderaan Tabel 34 aangegee. Die mediaan-ouderdom vir elke standerd word ook aangegee. Aangesien die opname in November gedoen is, terwyl die merendeel van die kinders by die begin van die jaar (Januarie) in die verskillende standerds gekom het, en aangesien daar meer kinders bokant die normale ouderdom as kinders onder die normale ouderdom in elke standerd was, is die mediaan-ouderdom effens hoër as die aangenome normale ouderdom, d.w.s. waar ek in Tabel 33 die normale ouderdomme in heel getalle aangegee het, 7, 8, 9, ens., is hulle werklik 7.38, 8.32, 9.33, ens., soos in Tabel 34 aangegee.

Die onderwysdepartemente gee gewoonlik die *gemiddelde* of *deursnee-ouderdom* en nooit die mediaan nie* Laasgenoemde is egter 'n juister aanduiding van die centrale neiging van die groep en behoort hier by voorkeur gebruik te word, aangesien dit nie so maklik deur uiterste gevalle beïnvloed word nie. Die berekening daarvan is tewens ook makliker. Die mediaan word trouens meer en meer algemeen gebruik in moderne wetenskaplike verhandelinge oor onderwysvraagstukke van hierdie aard.

Verder, met die oog op opnames van hierdie aard in die toekoms, word aan die hand gegee dat die onderwysdepartemente van die verskillende provincies, inspekteurs van skole, wanneer hulle rapport oor hul verskillende inspeksiekringe uitbring, en hoofde van skole, die mate van vertraging bereken soos in Tabel

---

* Die mediaan of centraal-punt is die middelpunt op 'n skaal. Dit word bereken so dat helfte van die gevalle bokant en helfte onderkant die punt val.

34 en in die vergelyking van provincies en gebiede wat hieronder volg. Die methode is nie alleen net so eenvoudig indien nie eenvoudiger nie, as enige ander methode wat tot dusver gevolg is, maar dit bring ons nader aan die werklikheid (d.w.s. die aandag word gevestig op daardie groep kinders op skool, wat so ver bo die normale ouderdom is dat daar speciale administratiewe stappe gedoen moet word); en dit gee 'n verstaanbare maatstaf, wat in alle geval *objektief en eenvormig is.* Opvoedkundiges sal daardeur in staat gestel word om verskillende provincies, distrikte of skole met mekaar asook met die gemiddelde syfer van 12.8 percent vir die hele Unie te vergelyk, nie alleen wat die totale percentasie vertraagdes in die hele skool betref nie, maar ook wat betref die mate waarin dit in die verskillende standerds voorkom.

**Die mate van vertraging in die verskillende standerds.**

Iets opvallends in Tabel 34 is die geleidelike toeneming in vertraging vanaf ongeveer 6% in die substanderds, 9.1% in standerd I, 13% in standerd II, 17.7% in standerd III, totdat dit die toppunt van 19.6% in standerd IV bereik. Die percentasie vertraagde leerlinge word al hoe meer hoe nader 'n mens aan standerds IV en V kom, totdat die genadige ouderdomsgrens van 16 jaar hulle van enige verdere leerplig onthef. Dit is die rede waarom die percentasie daal tot 15.9% in standerd VI, 9.1% in standerd VII, 7.8% in standerd VIII, en 5.9% in standerd IX. Ná standerd VI is die swakker leerlinge uitgeskakel, en die onderwyser het hier te doen met 'n uitgesogte en derhalwe meer intelligente groep. Vertraging is trouens nie 'n ernstige vraagstuk in die klasse van die hoër skool nie, (behalwe miskien in standerd VII, waar sommige skole onbevoegde leerlinge opgaar net om die getalle van die skool nie te laat val nie). Leerlinge in hoër skole moet eers sekere standerds (minstens standerd VI) deurkom alvorens hulle toegelaat kan word, en op dié manier word die meeste leerlinge wat geen baat by hoërskoolonderrig sal vind nie, uitgeskakel; gevolglik is die probleem van vertraging hier minimaal in vergelyking met sy omvang in die laer skool.

Laat ons ons vir die oomblik dus net by die laer skool bepaal. In die laer skole van die Unie is daar 310,962 leerlinge in al die klasse tot en met standerd VI, waarvan 41,505 (d.i. 13.34%) meer as twee jaar vertraag is in die verskillende standerds, soos in Tabel 34 aangedui. Uit die totale skoolbevolking is daar net 382 (d.w.s. minder as .1%) ongeklassificeerde leerlinge, d.i. leerlinge wat aandag ontvang in speciale klasse, en wat derhalwe

nie die vordering van die normale kinders in die standerds belemmer nie. Hierdie getal is soos 'n druppel in 'n emmer in vergelyking met die getal van meer as 40,000 vertraagde leerlinge wat saam met die ander leerlinge in dieselfde klasse sit tot las vir die onderwysers, vir die ander leerlinge, en vir hulself .

*Die mate van vertraging in die Unie.*

Van die 310,962 leerlinge in die Unie *in die standerds van die laer skool is 104,443 minstens 1 jaar vertraag* (d.i. 33.6% is 1.0 jaar en meer vertraag) :—

*41,505 minstens 2 jaar vertraag (d.i. 13.3% is 2.0 jaar en meer vertraag).*

14,079 minstens 3 jaar vertraag (d.i. 4.5% is 3.0 jaar en meer vertraag).

4,090 minstens 4 jaar vertraag (d.i. 1.3% is 4.0 jaar en meer vertraag).

1,105 minstens 5 jaar vertraag (d.i. .35% is 5.0 jaar en meer vertraag).

Die voorgaande tabel dui die mate van vertraging op die laer skool aan. Vergelyk byv. die 4,090 leerlinge wat vier jaar en meer vertraag is en nog in die gewone klasse saam met die normale kinders sit, met die 382 ongeklassificeerde leerlinge waarvan die geringe getal 'n weerspieëling is van die nietige poging van die provinciale departemente om speciale voorsiening vir hierdie klas van leerling te maak.

Soos ons reeds gesê het vestig ons die aandag speciaal op leerlinge wat 2 jaar en meer vertraag is (d.i. 41,505), want dit is op hierdie stadium dat vertraging werklik 'n ernstige probleem in verband met die onderwysstelsel begin word. Die posisie is natuurlik ernstiger in die geval van die 14,079, die 4,090 en die 1,105 wat onderskeidelik meer as 3.0, 4.0 en 5.0 jaar vertraag is.

**Tabel 35.—Leerlinge wat 2 jaar en meer vertraag is in die Laerskoolstanderds van die Vier Provincies.**

| Province | No. | % |
|---|---|---|
| Kaapprovincie | 15,817 | 12.52 |
| Natal | 1,906 | 8.23 |
| Transvaal | 17,834 | 14.64 |
| Oranje-Vrystaat | 5,948 | 15.24 |
| Totaal | 41,505 | 13.34 |



'n Seun wat aan malaria ly. Sy daelikse voedsel bestaan uit mieliepap en koffie—sonder melk of suiker.



Armblankekinders word met warm soep voorsien by die skool (Noord-Transvaal).

**Kinders op die Diamant-delwerye (Lichtenburg).**



Hulle help hulle ma om band-oms te sorteer.



'n Delwersgesin. Die vader het so pas die stoeltjie van die babetjie opgekap vir brandhout,— die laaste wat hulle had.

Uit hierdie tabel blyk dat die twee noordelike provincies in vergelyking die grootste mate van vertraging vertoon.

**Oorsake van Vertraging.**

Ofskoon hierdie ondersoek nie in die eerste plek met herstelmaatreëls te doen het nie, sal 'n ontleding van die oorsake van vertraging nogtans in sekere mate aandui in hoeverre dit verhelp kan word. Aangesien 'n Interdepartementele Kommissie insake Swaksinnigheid aangestel in 1929 op die kwessie van vertraging en swaksinnigheid ingegaan het, sal ons hier slegs die feite (by hierdie ondersoek versamel) wat meer lig op die vraagstuk werp, behandel.

(i) *Hoë Skoolaanvangsouderdom.*

Daar is dikwels op gewys dat kinders bo die normale ouderdom van die klas gewoonlik dié is wat te laat vir die eerste maal op skool kom. Tot dusver was dit onmoontlik om te sê of hierdie bewering juis is of nie, want nie een van die onderwysdepartemente publiceer statistieke om aan te toon op welke leeftyd kinders werklik begin skoolgaan nie. Ek kon derhalwe niks anders doen nie as om deur middel van 'n omsendbrief aan ongeveer 2,200 verteenwoordigende skole vas te stel op welke leeftyd kinders werklik vir die eerste maal op skool kom. Op dié wyse het ek betroubare gegewens verkry aangaande die ouderdom waarop meer as 60,000 kinders vir die eerste maal op die skool gekom het, d.w.s. op skole van alle groottes en soorte. (Ek het byv. o.a. gegewens verkry van 358 klein plaasskole met 25 leerlinge of minder, en van 356 skole met tussen die 25 en 50 leerlinge—sodat die plattelandse skole wel deeglik verteenwoordig is.)

Hierdie resultate is afsonderlik getabelleer: (a) vir ses klasse van skole gerangskik volgens grootte; (b) volgens 24 gebiede waarin die Unie verdeel is (sien bladsy 207); (c) volgens die vier provincies; (d) vir die jaargroepe 1929-30, 1927-28, 1925-26, 1920-21; en eindelik (e) volgens die ekonomiese toestande in die omgewing van die skool.

Al hierdie tabelle kan nie aangegee word nie omdat hulle te veel plek sal inneem. Die vernaamste gevolgtrekkings kan egter kortliks aangestip word.

*Die mediaan-ouderdom waarop kinders in die hele Unie vir die eerste maal op skool kom is* 7.16 *jaar.* Dit wil sê, die helfte van die kinders kom vir die eerste maal op skool wanneer hulle jonger as 7.16 jaar is en die ander helfte wanneer hulle ouer as 7.16 jaar is.

M

**Tabel 36. — Mediaan-ouderdom waarop Kinders in die Vier Provincies vir die eerste maal op skool kom.**

| | 1920-21 | 1925-26 | 1927-28 | 1929-30 |
|---|---|---|---|---|
| | Jare | Jare | Jare | Jare |
| Kaapprovincie | 7.47 | 7.38 | 7.36 | 7.26 |
| Natal | 6.98 | 6.81 | 6.83 | 6.87 |
| Transvaal | 7.30 | 7.42 | 7.2 | 7.1 |
| Oranje-Vrystaat | 7.41 | 7.37 | 7.38 | 7.32 |
| Unie | 7.38 | 7.39 | 7.29 | 7.16 |

Uit hierdie tabel blyk dat kinders vandag ongeveer 2½ maande vroeër begin skoolgaan as 10 jaar gelede. Die verskil sou waarskynlik effens groter gewees het, was dit nie dat die grondslag waarop subsidies aan die verskillende provincies toegestaan word, leerlinge onder die 7-jarige leeftyd uitsluit vir subsidie-doeleindes nie (vanaf 1925).

Die ouderdom waarop leerlinge begin skoolgaan, word egter beter weerspieël deur die volgende tabel van indeling vir die vier provincies.

**Tabel 37. — Percentasie leerlinge wat op die ondergenoemde ouderdomme begin skoolgaan in die vier provincies (syfers vir 1929 — 30).**

| Ouderdom waarop leerling begin skoolgaan. | Kaap % | Natal % | Tvl. % | O.V.S. % | Unie % |
|---|---|---|---|---|---|
| Onder 7 jaar | 39.5 | 57.2 | 45.8 | 36.4 | 43.3 |
| 7 jaar | 40.5 | 31.9 | 43.3 | 42.3 | 41.2 |
| 8 jaar | 12.7 | 8.3 | 8.1 | 15.2 | 10.6 |
| 9 jaar | 4.1 | 1.9 | 1.8 | 4.1 | 2.9 |
| 10 jaar | 1.4 | .3 | .8 | 1.2 | 1.1 |
| 11 jaar en ouer | 1.8 | .4 | .2 | .8 | .9 |
| | 100.0 | 100.0 | 100.0 | 100.0 | 100.0 |

As ons vir 'n oomblikkie stilstaan by die syfers vir die Unie, en die percentasie leerlinge wat op 9-jarige leeftyd en daarbo begin skoolgaan het, bymekaar tel, vind ons dat dit slegs 4.9% uitmaak; m.a.w. 95.1% van die kinders was op skool toe hul ag jaar of jonger was. In 1925 was die percentasie 92.3, en in 1920 'n bietjie meer as 90.

Die matigste berekening van die syfers vir die afgelope 10 jaar (wat lank genoeg is om feitlik alle leerlinge wat in ons vertragingstabel opgeneem is in te sluit), lei ons tot die gevolgtrekking *dat, in die geval van meer as 90% van die leerlinge, die feit dat hulle laat begin skoolgaan het, onmoontlik vertraging kon veroorsaak het.* In minder as 10% van die gevalle *kon* dit 'n oorsaak gewees het, hoewel nie *noodwendig* nie, want dis 'n erkende feit dat baie (indien nie die meeste) van die leerlinge wat begin skoolgaan as hulle ouer as 9 jaar is, nie 'n volle 2 jaar in die substanderds vertoef nie. As hulle nie swaksinnig is nie, is hulle gewoonlik minstens in standerd I voordat hulle elf jaar oud is; gevolglik word hulle nie in verband met die vertraagde groep in Tabel 33 in aanmerking geneem nie. Vandag is die percentasie minder as 5% van alle leerlinge wat begin skoolgaan in die Unie. In die geval van hierdie leerlinge mag die feit dat hul laat begin skoolgaan het, 'n oorsaak van vertraging wees, hoewel nie noodwendig nie.

As ons nou in die syfers wat in Tabel 35 aangegee is om die mate van vertraging in elk van die vier provincies aan te dui, vergelyk met dié in Tabel 37, kry ons die volgende:—

| | % Vertraag | % wat op 9-jarige leeftyd en ouer, begin skoolgaan. |
|---|---|---|
| Kaapprovincie | 12.52% | 7.3% |
| Natal | 8.23% | 2.6% |
| Transvaal | 14.64% | 2.8% |
| Oranje-Vrystaat | 15.24% | 6.1% |

Hier sien ons duidelik dat, terwyl in die geval van b.v. die Oranje-Vrystaat 'n leerling miskien bo die normale ouderdom is omdat hy te laat begin skoolgaan het, ons in die geval van Transvaal nog ander redes moet soek, want in Transvaal is die percentasie leerlinge wat te laat begin skoolgaan het, ongeveer dieselfde as in Natal, terwyl vertraging in eersgenoemde provincie bykans tweemaal so erg is. Soos later sal blyk, is daar trouens minder regstreekse verband tussen die feit dat 'n kind te laat begin skoolgaan en vertraging as wat tot dusver vermoed is.

Hierdie syfers geld vir alle soorte skole. Ons het egter alle skole met minder as 100 leerlinge afsonderlik getabelleer om te sien wat die posisie in die klein plattelandse skole is. Die mediaanouderdom waarop leerlinge hier vir die eerste maal op skool

kom is 7.4 jaar, d.w.s. die helfte van die kinders is jonger as 7.4 jaar wanneer hulle begin skoolgaan.

**Tabel 38. — Percentasie leerlinge wat begin skoolgaan op die volgende leeftye (alleen in klein plattelandse skole).**

| Ouderdom waarop leerling begin skoolgaan. | Alle Provincies. |
|---|---|
| Onder 7 jaar | 30.58% |
| 7 jaar | 48.68% |
| 8 jaar | 13.43% |
| 9 jaar | 3.92% |
| 10 jaar | 1.55% |
| 11 jaar en ouer | 1.84% |
| | 100.0% |

Hier sien ons dat in die geval van 92.7% van al die kinders wat plattelandse skole besoek, die feit dat die leerling bokant die normale ouderdom van die klas is, onmoontlik aan 'n hoë skoolaanvangsouderdom toegeskryf kan word. Dit *mag* egter 'n faktor wees in die geval van 7.31% wat 9 jaar en ouer is wanneer hulle begin skoolgaan, in vergelyking met 4.9% vir alle skole, hoewel dit nie noodwendig die geval hoef te wees nie.

Die volgende vraag is: *Kom kinders in die geval van skole in arm omgewings baie later vir die eerste maal op skool as in ander gevalle?* Ons het hierdie saak nagegaan in die geval van skole van alle groottes en soorte en ons gee in Tabel 39 slegs 'n opsomming vir die vier provincies, volgens die ekonomiese toestand van die omgewing (a) goed; (b) middelmatig; (c) swak.

Blykens hierdie tabel kom leerlinge in die armer distrikte effens later op skool as in distrikte wat op ekonomiese gebied sterker is. By eersgenoemde kan die feit dat die leerling te laat begin skoolgaan, onmoontlik in 93.3% van die gevalle vertraging veroorsaak, en by laasgenoemde in 96.2% gevalle van leerlinge wat die skool begin besoek. In die orige gevalle *mag* dit 'n faktor wees.

Ek kom later terug op die verband tussen armoede en vertraging aangesien dit van baie groter betekenis is as wat by 'n oppervlakkige beskouing blyk.

Die bogenoemde gegewens los nog verreweg nie die probleem vir ons op nie.

**Tabel 39. — Klassifikasie van ouderdomme waarop leerlinge begin skoolgaan, volgens ekonomiese toestand van omgewing — percentsgewys.**

| Ouderdom waarop leerling begin skoolgaan | *Ekonomiese Toestand van Omgewing.* (a) Goed | (b) Middelmatig | (c) Swak |
|---|---|---|---|
| | % | % | % |
| Onder 7 jaar | 54.1 | 44.6 | 32.8 |
| 7 „ | 33.7 | 41.1 | 46.5 |
| 8 „ | 8.4 | 9.8 | 14.0 |
| 9 „ | 2.5 | 2.6 | 3.9 |
| 10 „ | .6 | 1.0 | 1.5 |
| 11 en ouer | .7 | .9 | 1.3 |
| | 100.0 | 100.0 | 100.0 |
| Mediaan-ouderdom waarop leerlinge op skool kom | Onder 7 jaar | 7.13 jaar | 7.37 jaar |

Om nou tot die vertraagde kind self te kom. Saam met ons uitgebreide vraelys aan die skole is ook skelet-tabelle waarop standerds en ouderdomme getabelleer kon word, soos byv. in Tabel 34, gestuur met die versoek dat die hoof hierdie tabelle vir sy hele skool vir 1929 en indien moontlik ook vir 1928 en 1927, invul. Ten tweede is hy versoek om volledige besonderhede te verstrek aangaande die kinders onderkant die swart grenslyn in elke standerd, wat betref (a) ouderdom, (b) standerd, (c) ouderdom waarop leerlinge begin skoolgaan het, (d) standerds waarin hulle gedruip het, (e) beroep van ouer, (f) toestand van huis op ekonomiese en maatskaplike gebied, (g) grootte van gesin en posisie van vertraagde kind in die gesin, (h) enige belangryke faktore, soos byv. ondervoeding, liggaamlike of geestelike gebrek, siekte, voortdurende verwisseling van skole, ens., wat miskien vertraging kon veroorsaak het.

Ek het op hierdie wyse volledige informasie omtrent meer as 20,000 vertraagde kinders ingewin. Ek het toe meer as 5,000 van hierdie kinders voor die voet geneem, en die resultate ooreenkomstig bogenoemde faktore getabelleer. Ek het genoegsame rede om aan te neem dat hierdie resultate vir die land in sy geheel geld.

Ek het in die eerste plek gevind dat by slegs 12.1% van die werklike gevalle van vertraging, die hoë skoolaanvangsouderdom, 'n moontlike oorsaak was. Ek sê *moontlike* omdat dit dikwels gebeur dat die ware oorsaak herhaaldelike druiping is

en daar selfs onder hierdie 12.1% miskien gevalle is waar dit geen verskil sou gemaak het nie, al het die kinders ook eerder op skool gekom. Ons weet nou in alle geval *dat in 87.9% van die gevalle van vertraging die verskynsel nie toegeskryf kan word aan die feit dat die kind te laat begin skoolgaan het nie.*

Laat ons veiligheidshalwe die matige syfer 80% in plaas van 87.9% neem. As die werklike syfers daarvolgens uitgewerk word, kom ons sonder die minste twyfel tot die gevolgtrekking *dat uit die 44,000 vertraagde kinders in al die skoolstanderds in die Unie, 35,200 nie vertraag is omdat hulle laat begin skoolgaan het nie, maar dat die oorsaak elders gesoek moet word.*

Die syfers vir die verskillende provincies is as volg:—

Kaapprovincie 16.6%, Natal 18.7%, Transvaal 7.4%, en Oranje-Vrystaat 10% van gevalle waar vertraging miskien toegeskryf kan word aan die feit dat die leerling laat begin skoolgaan het. Soos hierbo aangedui, moet daar in Transvaal ook ander oorsake wees waarom daar groter getalle vertraagdes as in enige ander provincie is. Herhaaldelike druiping kom klaarblyklik meer voor in die geval van die twee noordelike provincies, en dit is miskien weer toe te skrywe aan gebrek aan verstand, swak gesondheid, ondervoeding, ens.

(ii) *Herhaaldelike druiping 'n potensiële oorsaak van armblankedom.*

By 'n beskouing van die rol wat *herhaaldelike druiping* speel in verband met vertraging, kry ons die volgende percentasies:—

**Tabel 40. — Percentasie druiping onder vertraagde leerlinge.**

Uit elke 100 leerlinge wat 2 jaar en meer vertraag is het slegs 5.6% nooit gedruip nie.

| | | | |
|---|---|---|---|
| 94.4% | het minstens | eenmaal | gedruip. |
| 73.0% | „ „ | tweemaal | „ |
| 16.5% | „ „ | driemaal | „ |
| 2.8% | „ „ | viermaal | „ |
| .8% | „ | 5 en meermale gedruip. | |

Blykens die werklike syfers *is daar onder die* 44,000 *leerlinge* (12.77% *van die totaal*) *in al ons skole, wat meer as twee jaar vertraag is (in ronde getalle), meer as* 40,000 *wat minstens eenmaal gedruip het,* 32,000 *wat minstens tweemaal gedruip het,* 7,200 *wat minstens driemaal gedruip het, en* 1,200 *wat vier- of meer male gedruip het.*

Die oorsaak van hierdie sorgwekkende toestand lê opgesluit in die stelsel van jaarlikse standerdverhogings waarvolgens 'n kind nie oorgeplaas word alvorens hy aan die vasgestelde eise voldoen nie. Hierdie idee het weer voortgespruit uit die stelsel van individuele inspeksie wat in Suid-Afrika ingevoer is toe die beginsel van „betaling-volgens-uitslae'' in Engeland in werking gekom het in die jaar '60—nog een van die „opgeplakte'' stelsels waarna alreeds in Hoofstuk II verwys is. „Klasinspeksie'' het weliswaar in die afgelope paar jaar grotendeels in die plek gekom van individuele inspeksie, en 'n mens kan feitelik sê dat die hoofde en onderwysers die leerlinge oorplaas. In die plattelandse distrikte meestal gee onderwysers, om hulself te beskerm, die indruk dat die inspekteur die leerlinge terughou of oorplaas. Die standaard wat vereis word, hetsy die leerling deur die inspekteur of deur die onderwyser bevorder word, en die vereistes van die leerplan is in alle geval nie elasties nie; dit is dieselfde vir dom en vir slim leerlinge. Hierdie skoölexamens het derhalwe 'n selektiewe uitwerking op die kinders, met die gevolg, soos ons in Tabel 34 gesien het, dat die getal vertraagde leerlinge al hoe groter word tot in standerds IV en V, waar hulle die ouderdomsgrens vir verpligte onderwys, 16 jaar, bereik en van hierdie sieldodende proces van herhaaldelike druiping bevryd raak.

Om hierdie groep kinders op skool te hê, kan tot op sekere hoogte nie vermy word nie (soos ons weldra sal sien). Maar die skade word veroorsaak deurdat hierdie minder-bevoorregte kinders voortgesleep word op die groot hoofweg wat bedoel is vir die normale (of gemiddelde) kind, tot nadeel van eersgenoemde sowel as laasgenoemde.

Die feit (hierbo genoem) dat slegs 382 kinders in ons skole met bykans 350,000 kinders in speciale klasse of ongeklassificeerd is, is genoeg bewys dat ons skoolstanderds werklikwaar soos die bed van Procrustes is waarop 32,000 vertraagde kinders gemartel moet word deurdat hulle die herhaaldelike druiping moet smaak.

Dit vereis slegs 'n bietjie ervaring met kinders en 'n bietjie verbeeldingskrag om 'n besef te kry van die ontsettende morele uitwerking wat hierdie herhaaldelike druiping op die houding van sulke kinders teenoor die lewe het. 'n Skoolstelsel wat so iets toelaat, *kweek inderdaad armblankes* van baie van wie dit kenmerkend is dat hul so gewoond raak aan mislukking dat hul dit naderhand nie meer agterkom of hul daaroor bekommer nie. 'n Seun wat gedurig moet aanhoor dat hy 'n mislukking in die klas is, glo naderhand vas dat hy 'n mislukking is.

Ek het 'n positiewe korrelasie tussen armoede en vertraging

aangetref. Altans in die plattelandse streke kan 'n mens dit feitlik 'n korrelasie tussen armblankedom en vertraging noem. In streke wat taamlik sterk is op ekonomiese gebied, is die persentasie vertraagde leerlinge wat driemaal en meer gedruip het, 10.5% en in dele wat ekonomies swak is, is dit 18.7%. Vollediger tabelle wat dit aantoon, volg hieronder. In die skole onder die boswerkers van Knysna, het ek gevind dat meer as 66% van al die kinders al op een of ander tyd gedruip het. In een van hierdie skole het ek gesien dat die onderwyser die kinders die volle vyf uur sonder speeltyd laat skoolgaan. Toe ek hom om die rede hiervoor gevra het, het hy geantwoord: „Ek kan dit nie waag nie; want as hulle eers eenmaal uit is, kom die meeste van hulle nie weer terug nie!" In dieselfde skool het ek in die aanvangsklasse 'n hopie gemmerkoekies op die lessenaar van die onderwyseres gesien. Toe ek die kindertjies vra vir wie hierdie lekker koekies is, antwoord hulle ewe bedeesd dat dit vir hulle is; en die onderwyseres het bygevoeg dat dit die beloning is vir diegene wat nie die vorige dag stokkies gedraai het nie!

Hulle vind waarskynlik die skaduwee van die groot bosse met hul wonderlike bome en voëls, die klinkende byl van die houtkapper wat die bosreus met 'n donderende gekraak neervel, meer aantreklik as om in die klaskamer te sit en dieselfde dinge oor en oor te doen—dinge waarvoor hulle min of geen belangstelling het en waarvan aan hulle gesê is dat hulle dit nie kan doen nie. Ek neem hulle nie kwalik nie! (Dit is natuurlik nie nodig om te sê dat hierdie skool 'n uitsondering en nie die reël is nie.)

Die werklike skade wat deur vertraging gedoen word, lê nie so seer daarin dat die kind nie 'n sekere peil van kennis bereik voordat hy die skool verlaat nie, maar wel daarin *dat hy sy selfrespek verloor deurdat hy niks op skool kan presteer nie.* As so'n verskeidenheid in die skoolwerksaamhede kon aangebring word dat die seun wat die swakste in, sê, rekenkunde, is, die vak waarin die meeste kinders in die standerds druip, tog ten minste iets op skool kan doen waarin hy bo die ander seuns kan uitblink, dan sal hy darem 'n kans kry om te voel dat hy in iets die bobaas is. Onder die seuns in twee van die grootste ambagskole in die Kaapprovincie, het ek gevind dat 59% eenmaal of meermale in hul loopbaan op die gewone skool gedruip het. Hulle word hoofsaaklik uit armblanke-gebiede aangewerf. Dit is 'n geluk vir hulle dat hulle in 'n ambagskool te lande gekom het, waar hulle tog ten minste die genot van prestasie smaak, al is dit selfs deur 'n perd te beslaan of by die maak van een of ander meubelstuk.

Die toestande wat hierbo beskryf word, heers vandag nog, selfs onder 'n baie verbeterde stelsel van onderwys. Hoe was dit jare gelede toe die hedendaagse armblankes en hul ouers op skool was? Die ambtelike rapporte van vandag bevat geen statistieke aangaande die getal leerlinge wat nie na die hoër standerds oorgeplaas word nie. Ek moes hierdie syfers self uitvind deur regstreeks na die skole te gaan. Hulle word hieronder gegee onder die opskrif *„Mate van Druiping."*

Wat die verlede betref, het ek, nadat alle rapporte van die afgelope eeu nagegaan is, daarin geslaag om sekere syfers te vind wat deur dr. Muir, Superintendent-Generaal van Onderwys in die Kaapprovincie, gepubliceer is in verband met die getal leerlinge wat in die verskillende standerds gedruip het.

Soos ons in Tabel 42 hieronder sal sien, is die percentasie leerlinge wat vandag in die laer skole van die Kaapprovincie druip, iets oor die 10%. In 1894 was dit 45.6% en in 1895 49.5%. Hierdie syfers sluit egter die sendingskole in, wat grotendeels uit naturelle- en kleurlingkinders bestaan het. Die statistieke vir blanke kinders, is nie afsonderlik opgemaak nie, maar ons kan ons 'n idee vorm van die omvang van druiping onder die blanke kinders, deur die volgende syfers van die verskillende types van skole, wat byna uitsluitlik blanke leerlinge opgeneem het, na te gaan.

In 1895 het daar in die Kaapprovincie van 27% tot 28% van die leerlinge in die beter klas dorpskole gedruip. In die private plaasskole, die derde klas (t.w. klein dorp-skole) en in die armskole was dit onderskeidelik 42.3%; 42.5% en 45%. Blykens hierdie syfers het daar in vroeër dae meer leerlinge in plattelandse skole gedruip—die grootste percentasie onder die arm klasse; in sommige inspeksiekringe selfs 60%.*

---

*Onderstaande uittreksels uit dr. Muir se jaarverslag vir 1893 dui aan in welke mate die stelsel van „betaling volgens uitslae" wat in die geval van *plaasskole* in swang was, vertraging in die hand gewerk het.

„.... Eienaardig genoeg word 'n gedeelte van die subsidie aan hierdie skole (en alleen aan hierdie skole) toegestaan volgens die ou Engelse stelsel van „betaling volgens uitslae," wat nie meer toegepas word nie. Vir elke kind wat standerd I deurkom, word 'n subsidie van 5/- betaal, 10/- in die geval van standerd II, en 15/- vir elke kind wat standerd III deurkom, ens. Die enigste afwyking van hierdie beginsel het voorgekom in die volgende geval. Veronderstel 'n leerling kom standerd II vanjaar deur, en die som van 10/- word betaal; 'n mens sal dan natuurlik verwag dat die leerling volgende jaar voorberei word vir die examen in standerd III, en dat ingeval sodanige leerling druip geen

Ek vind dat in die Transvaal in 1897 soveel as 77% deur die inspekteurs teruggehou is. Dit het die blanke kinders van die hele Republiek gegeld.

Aangesien die percentasie leerlinge wat druip, in dié dae groter was as vandag, volg dit vanself dat die mate van vertraging ook, relatief sowel as absoluut, veel groter was. 'n Redelike gevolgtrekking sou wees dat as die morele uitwerking van herhaaldelike druiping vandag, ondanks die verbasende verbetering in die onderwysstelsel, nadelig is, dit in daardie dae, toe die teenswoordige geslag van volwasse armblankes op skool was, baie erger moes gewees het.

---

*(Vervolg van vorige bladsy.)*
subsidie betaal sal word nie. In plaas daarvan is die gebruik egter om in elk geval die subsidie vir sodanige leerling te betaal, d.w.s. 10/-, omdat hy standerd II vir die tweede maal deurgekom het, of om 5/- te betaal ingeval hy onder ongunstige omstandighede na standerd I teruggeplaas is. Hierdie gebruik kan geensins as bevredigend bestempel word nie.

Ofskoon die kwessie van geld nie in aanmerking kom nie, is die beginsel in al die ander skole ewe afkeurenswaardig; daar word geen navraag gedoen aangaande die standerds wat die leerlinge by die vorige examen deurgekom het, of in verband met die vordering wat daar gedurende die tydperk tussen die twee examens gemaak is nie. Gevolglik was daar misbruike van allerlei aard. Gevalle is onder my aandag gebring, veral in verband met sendingskole, waar leerlinge dieselfde standerd drie jaar agtereenvolgens deurgekom het. In die inspeksierapporte van verlede jaar word daar na hierdie saak verwys, en vanjaar sê Inspekteur Bartmann tereg: die gebruik om leerlinge in die skool te hou nadat hulle die derde standerd deurgekom het, en nie meer skoolgaan om na 'n hoër standerd bevorder te word nie, maar eenvoudig daar gehou te word om die getalle vol te maak vir die onderwyserstoelae vir goeie diens, moet afgeskaf word....

In 'n rapport wat ter hand gekom het terwyl hierdie verslag persklaar gemaak word, word vermeld dat daar in 'n sekere skool vyf kinders is wat standerd III driemaal deurgekom het en vier kinders wat dit tweemaal deurgekom het; drie kinders het standerd II driemaal deurgekom en drie het dit tweemaal deurgekom; en twee kinders het standerd I driemaal deurgekom terwyl drie hierdie standerd tweemaal derugekom het. Opmerkenswaardig is ook dat 'n meisie wat standerd III twee jaar gelede deurgekom het, verlede jaar teruggeplaas is na standerd II en hierdie jaar nie verder gekom het nie....

Wat hier van belang is, is dat (1) slegs 54% van die kinders wat vanjaar teenwoordig is, die jaar tevore ook teenwoordig was, (2) slegs 53% van die leerlinge wat die vorige jaar in die skool was, na 'n hoër standerd oorgeplaas is. Gevolglik doen byna die helfte van die leerlinge dieselfde werk as waarmee hulle alreeds 2 jaar besig is."

(iii) *Die financiële verlies.*

Buite en behalwe die ontsaglike skade op morele gebied, wat deur herhaaldelike druiping veroorsaak word, gaan daarmee ook 'n aanmerklike financiële verlies gepaard. Toe Rogers in 1924 in die „Elementary School Journal'' 'n dergelyke beskouing oor die druiping van leerlinge in Chicago gegee het, het die financiële verlies in hierdie opsig so'n indruk op 'n koerantskrywer van die stad gemaak, dat hy die volgende dag in die koerant verklaar het: „Die skoolraad kan 30 stedelike skole sluit, 30 principale en omtrent duisend onderwysers afdank, as daar nie so baie leerlinge druip nie. Wat 'n besparing sal dit nie vir die belastingbetalers beteken nie!''

Dit kos iets meer as £20 per jaar om elke kind in die laer en die middelbare skole van Suid-Afrika te laat leer. Niemand weet wat die onderwyskoste per leerling in die laer skool alleen is nie, ook het skynbaar die onderwysowerhede hulle nog nooit die minste moeite getroos om uit te vind hoeveel dit is nie. Laat ons die onderwyskoste vir leerlinge in die laer skool (waar die meeste vertraging voorkom) op £16 per jaar stel. Ons het reeds gesien dat daar onder die 40,000 leerlinge, wat twee jaar en meer in die standerds van die laer skool vertraag is, minstens 30,000 is wat tweemaal of meer male gedruip het. Daar is natuurlik ander buite en behalwe hierdie getal, wat ook tweemaal en meer gedruip het, t.w. van die jonger kinders. Ons hou hier alleen rekening met druiping onder die kinders wat ver bokant die standerd-ouderdom is. Op 'n grondslag van £16 per leerling kom ons by die mooi sommetjie van £480,000 wat elke jaar met ons teenswoordige onderwysstelsel verkwis word. Ek sê „verkwis'' omdat 'n kind nie veel baat daarby vind as hy weer dinge moet leer wat hy alreeds vir meer as twee jaar oor en oor gedoen het nie. As 'n mens let op die soort besuinigingmaatreëls wat soms in verband met die onderwys getref word, terwyl hierdie groot som elke jaar verkwis word, dan lyk dit soos iemand wat gewillig is om oor 'n berg te gaan en dan oor 'n molshoop struikel.

Die Chicago-joernalis het die saak natuurlik vergroot deur te beweer dat as leerlinge nie druip nie, daar soveel onderwysers afgedank kan word. Dit is natuurlik onsin. Selfs al sou leerlinge nooit druip nie, sal hulle tog moet skoolgaan solank as wat hulle nog nie die ouderdomsgrens van verpligte skoolbesoek bereik het nie. Ons wil ook nie voorgee dat daar omtrent 'n half miljoen pond op die onderwyspos bespaar sal kan word ingeval leerlinge nie twee jaar in dieselfde standerd sit nie. 'n Ver-

beterde stelsel en 'n leerplan met groter verskeidenheid en ander methodes sal nie minder kos nie. Dit mag miskien meer kos. Wat ons wel sê, is dat in ons laer skole as gevolg van vertraging alleen, ongeveer 'n halfmiljoen pond jaarliks as *verkwiste uitgawe* geklassifiseer moet word.

Dit is opvallend dat ons superintendente en direkteurs van onderwys in die verlede klaarblyklik blind moes gewees het wat betref hierdie sorgwekkende verkwisting van geld, onderwys- en geesteskragte in die skole waarvoor hulle verantwoordelik was. As hulle daarvan geweet het, het hulle gesorg om dit nie in hul jaarverslae te bespreek nie. Natal is tot op sekere hoogte 'n uitsondering, want in die jaarverslag vir 1916 is daar 'n kort artikel oor die mate en oorsake van vertraging. Die gegewens is gebaseer op sekere werk wat deur inspekteur Bryan in die noordelike distrikte gedoen is. Dit is die eerste maal, sover ek kon uitvind, dat daar in 'n Suid-Afrikaanse onderwysverslag melding gemaak is van vertraging. Waarskynlik is dit gedoen op aandrang van dr. C. T. Loram, wat destyds net in Natal teruggekom het van oorsee; hy het aan die Universiteit van Columbia gestudeer, waar daar indertyd heel wat aandag aan hierdie onderwerp bestee is. Sedertdien is daar af en toe in die jaarverslag van die Natalse Departement van Onderwys melding gemaak van vertraging en die wyse waarop dit bestry kan word. Is dit by toeval dat Natal die kleinste getal vertraagde leerlinge, absoluut sowel as relatief het? Die percentasie vertraging vir 1930 in die vier provincies is as volg:—

| | |
|---|---|
| Natal . . . . . . . . . . . . . . . . | 8.0% |
| Kaapprovincie . . . . . . . . | 12.0% |
| Transvaal . . . . . . . . . . . . | 13.8% |
| Oranje-Vrystaat . . . . . . . . | 14.8% |
| Totaal | 12.77% |

Die syfers betreffende vertraging in al die verskillende streke van die Unie word op bll. 210 en 212 hieronder volledig aangegee.

Tabelle wat die ouderdomme van leerlinge volgens standerds aangee kom vir die eerste maal voor in die jaarverslae van onderwysdepartemente: in Transvaal in 1917 (waarskynlik op aandrang van die heer H. S. Scott, wat ook die eerste in Suid-Afrika was (1924) wat enige aandag aan die eliminasie van leerlinge volgens ouderdom gegee het); in Natal in 1921; in die Vrystaat in 1922; terwyl die Kaapprovincie die laaste die noodsaaklikheid van 'n tabel van hierdie aard in 1924 ingesien het.

Voor hierdie tyd kon hierdie onderskeie provinsies hulle onmoontlik enige idee vorm van die omvang van vertraging in die verskillende skole. Om te dink dat hulle so moes aangaan gedurende al daardie jare sonder enige informasie aangaande die ouderdomsindeling van leerlinge in die verskillende standerds—waarskynlik die mees waardevolle tabel wat 'n onderwysdepartement met die oog op die belangrykheid daarvan in verband met enige diagnose in verband met sy skole kan publiceer! En waar dit wel later gepubliceer is—waarskynlik 'n blindelingse na-aping—het hierdie betekenisvolle syfers geen kommentaar in die jaarverslae van die provinsies met die uitsondering van Natal uitgelok nie.

Gelukkig is daar tekens dat hierdie vraagstuk gedurende die afgelope paar jaar begin aandag ontvang.* Dit is een rede waarom ons dit hier taamlik volledig bespreek. Ons het ook bewyse dat skoolinspekteurs meer en meer leerlinge wat bo die mediaan-ouderdom is, nou bevorder of hulle aan die vereistes vir die betrokke standerd voldoen het of nie. Op dié wyse sal te-oud-heid verminder word, maar dit laat die noodsaaklikheid van 'n leerplan met 'n verskeidenheid van onderwerpe en die aanpassing van die skool by die behoeftes van die leerling, nog onaangeroerd.

In 1924 het die Transvaalse Departement van Onderwys 'n omsendbrief aan skole gestuur om nie kinders wat te oud vir hulle klasse is, terug te hou nie.

**Tabel 41.—Tabel om aan te toon hoe vertraging verminder het in die laer skoolstanderds in die Unie sedert 1922.**

*Percentasie leerlinge 2 jaar en meer vertraag.*

| Jaar | Sub-Stds. | Std. I | Std. II | Std. III | Std. IV | Std. V | Std. VI | Getal Vertraag | Totaal |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| 1922 | 10.2 | 15.6 | 20.2 | 24.2 | 26.2 | 25.4 | 21.1 | 56,048 | 19.2 |
| 1923 | 10.1 | 15.3 | 19.3 | 23.5 | 25.5 | 24.1 | 21.3 | 55,074 | 18.8 |
| 1925 | 9.5 | 14.4 | 18.1 | 21.9 | 22.3 | 20.2 | 15.8 | 49,395 | 16.8 |
| 1927 | 9.0 | 13.6 | 17.0 | 21.5 | 22.5 | 20.2 | 15.4 | 48,383 | 16.2 |
| 1928 | 7.5 | 11.4 | 15.1 | 18.5 | 20.5 | 18.6 | 14.2 | 43,051 | 14.4 |
| 1929 | 7.4 | 11.2 | 15.0 | 19.2 | 20.4 | 20.0 | 15.5 | 44,896 | 14.6 |
| 1930 | 6.0 | 9.1 | 13.0 | 17.7 | 19.6 | 18.4 | 15.9 | 41,505 | 13.3 |

* Byv. In die recente jaarverslae van die Sekretaris van Unie-Onderwys en van die Supt.-Generaal van Onderwys, Kaapprovincie.

So'n gedragslyn en die feit dat leerlinge oor die geheel vroeër vir die eerste maal op skool kom, sal die mediaan-ouderdom van die leerlinge verlaag. Dat dit inderdaad gebeur, sal opgemerk word in Tabel 41 wat die mate van vertraging in die standerds van die laer skole in die Unie vanaf 1922 aantoon (die vroegste datum waarvoor Unie-syfers verkry kon word).

Blykens hierdie tabel was daar duidelik 'n relatiewe sowel as 'n absolute vermindering in vertraging in alle standerds; die totale getal vertraagde leerlinge in die laer skool het in 9 jaar afgeneem van 19.2% tot 13.3%, d.w.s. van 56,048 tot 41,505.

(iv) *Die mate van Druiping in die verskillende standerds.*

Die beleid wat deur inspekteurs en deur hoofde van skole gevolg word om 'n leerling oor te plaas of te laat druip, het ongetwyfeld invloed op vertraging. Aangesien ek seker was hiervan, het ek aan elkeen van die 70 skoolinspekteurs in die vier provincies 'n omsendbrief gestuur en hulle versoek om my so volledig moontlik in te lig aangaande die volgende:—

„(1) Die beleid wat tans in u inspeksiekring gevolg word in verband met die oorplasing en druip van leerlinge.

(2) Die beleid wat in die verlede in daardie kring gevolg is, deur uself of deur u voorganger sover terug as wat dit vir u moontlik is om gegewens te verstrek.

(3) As u voorheen in 'n ander kring gewerk het, wat was die beleid wat u daar gevolg het?

(4) Die beleid wat gevolg word deur hoofde in groter skole waar hulle 'n taamlike vrye hand het wat die bevordering van leerlinge betref.

Soos u weet, gebeur dit soms dat, waar daar baie afhang van die uitslae van publieke examens, hoofde geneigd is om leerlinge terug te hou sodat hulle nie examens kan skryf nie, sodat die skool 'n goeie figuur kan slaan wat betref die percentasie van geslaagdes.''

Ten slotte, het ek hulle versoek om enige syfers te verskaf wat hulle miskien beskikbaar het, en met behulp waarvan die teenswoordige toestand met dié van die verlede vergelyk kan word wat betref gemiddelde ouderdom in standerds, percentasie druipelinge, vertraagde leerlinge, ens., in hulle inspeksiekring.

Dis vir my onmoontlik om hier selfs kortliks die interessante punte op te haal wat uit die antwoorde van die inspekteurs voortspruit. Hier volg net 'n paar van die vernaamste gevolgtrekkings:—

(1) Oor die algemeen het onderwysers vandag meer te sê in verband met die bevordering van leerlinge as in die vroeër dae, alhoewel individuele inspeksie (d.i. bevordering deur die inspekteur) in die Kaapprovincie meer aangetref word as in die ander provincies, waar klas-inspeksie al langer in werking is (die langste in Transvaal). In die geval van die standerd-VI-examen het die inspekteur die meeste te sê.

(2) Inspekteurs (veral van die jonger skool) probeer oor die algemeen om te breek met die ou stelsel van bevordering, en vinnige bevordering van die bekwamer leerlinge word meer en meer aangemoedig. Die grootste moeilikheid is om die onderwysers sover te kry dat hulle dit aanneem.

(3) Die inspekteurs is oor die algemeen van oordeel dat die terughou van leerlinge deur onderwysers ten einde risiko van druiping in openbare examens tot 'n minimum te beperk of om die getalle van die skool vol te hou, nie dikwels voorkom nie.

(4) Die inspekteurs stem feitelik almaal saam dat bevordering in die verlede nie so vinnig was nie. Sommige van hulle is in hierdie verband baie beslis by die bespreking van die werk van hul voorgangers, soos een b.v. sê: „My voorgangers was strenger. In vroeër jare was die inspeksie baie streng, en 'n kind het selfs in een vak, soos rekenkunde, of spelling, of opstel gedruip. Daarby is ook net die uitslae van die toetse wat deur die inspekteur gestel is op die inspeksiedag, in aanmerking geneem en geensins die werk van die hele jaar.''

'n Ander sê: „Die procedure wat in die vroeër dae gevolg was, was baie konserwatief en die vertraagde kind het ongetwyfeld maar min aandag ontvang.'' En 'n ander: „My voorganger het definitief die oorplasing van leerlinge wat gedruip het, teëgegaan. Hy het hierdie distrik ag jaar gelede verlaat.''

Daar was ongelukkig net twee inspekteurs van die 70 wat aan my statistieke kon verskaf met betrekking tot die getal leerlinge wat in hulle inspeksiekringe in die verskillende standerds gedruip het. 'n Paar het syfers gehad betreffende die gemiddelde ouderdom in die substanderds, en 'n paar vir standerd VI.

Daar was nie een onder hulle wat 'n norm vir vertraging gehad het vir die vergelyking van die percentasie vertraagde leerlinge in sy inspeksiekring met dié van inspeksiekringe van kollegas of met dié van die land as 'n geheel nie. Daar is ook blykbaar geen stelselmatige aantekeninge van jaar tot jaar bygehou waarvolgens 'n inspekteur definitief kan sê wat die uitwerking van sy methode van bevordering op die getal leerlinge bo die mediaan-ouderdom oor 'n sekere tydperk is nie. Vir ons is dit derhalwe onmoontlik om in die geval van die besondere inspeksiekringe te sê hoeveel minder vertraagde kinders daar is as vroeër; al wat ons kan sê is dat vertraging en druiping nou minder voorkom. Miskien het sommige inspekteurs aanteke-

ninge van dié aard bygehou, alhoewel hulle geen bewys had dat hulle dit gedoen het nie. Die meeste van hulle sê dat hul nie aanteken hoeveel leerlinge druip en hoeveel bevorder word nie, omdat die hoofde van die skole oor die bevordering beslis. Dit is 'n veelbetekende weerspieëling van die onverskilligheid aangaande die probleem van die verkwisting ten gevolge van vertraging en druiping in die skoolstelsel as 'n geheel—'n onverskilligheid wat, soos hierbo aangedui is, ook by die hooggeplaaste onderwys hoofde aangetref word. 'n Mens sou sê dat elke inspekteur dit hom ten doel sal stel om voortdurend 'n kort samevatting te gee van die syfers van druiping en vertraging in sy inspeksiekring van jaar tot jaar, aangesien daar waarskynlik geen gegewens is wat 'n groter diagnostiese waarde het by die bepaling van die algemene geskiktheid van 'n skoolstelsel en om vas te stel of daar verkwisting plaasvind al dan nie. Die versameling van hierdie statistieke is 'n besonder eenvoudige taak, en, soos hieronder aangetoon sal word, kan die toestand in elke inspeksiekring saamgevat word in 'n percentasiesyfer as 'n index-getal vir daardie inspeksiekring.

Aangesien daar geen gegewens aangaande die omvang en mate van vertraging in die skole van die verskillende provincies in die gepubliceerde verslae van die departement of van die inspekteurs verkry kan word nie, was ons verplig om hierdie syfers self te versamel. Net soos in die geval van die ander gegewens wat ons regstreeks van die skole verkry het, het ons die hoofde versoek om vir drie agtereenvolgende jare (1929, 1928 en 1927, indien moontlik), die getalle in te vul van kinders wat gedruip het en ook die getal op die register in elke standerd op die dag toe die bevordering plaasgevind het. Ons het toe uitgereken welke percentasie die getal leerlinge wat gedruip het, van die geheel is. Ons het dergelyke syfers gevra in die geval van leerlinge wat dubbel bevorder is, d.w.s. wat 'n standerd oorgeslaan het. Ook in hierdie opsig het ons waardevolle hulp van die inspekteurs ontvang in verband met hierdie sowel as ander vorms wat uitgestuur is met die doel om 'n getal verteenwoordigende skole uit te kies en in te deel.

Dis inderdaad met teësin dat ons die methodes waarop die statistieke bygehou word, kritiseer, as ons in aanmerking neem hoeveel dank ons aan hul (die inspekteurs en die departemente) verskuldig is vir hul bereidwilligheid en bystand in verband met hierdie opname.

In die volgende tabel gee ons 'n opsomming van die gegewens wat aldus versamel is. Dit is 'n ontleding van 41,309 gevalle van leerlinge wat gedruip het uit 'n inskrywing van



Speeltyd by een van die beter klas skooltjies in die Klein Karo.



Primitiewe manier waarop kinders na skool vervoer word. (Noord-Transvaal).



Nog 'n baie algemene vervoermiddel in die K.-P. en in Transvaal.

336,561 leerlinge in die skole van al die provincies in percentasies uitgedruk.

**Tabel 42. — Mate van druiping in die verskillende standerds van die Vier Provincies.**

| Standerds | K.P. | Natal | Transv. | O.V.S. | Inskrywing waarop berekeninge gebaseer is | Totaal |
|---|---|---|---|---|---|---|
| | % | % | % | % | | % |
| Subst. | 3.2 | 7.4 | 10.8 | 7.1 | 74,177 | 6.9 |
| St. I | 7.1 | 7.7 | 11.7 | 10.4 | 41,022 | 9.6 |
| St. II | 10.1 | 6.5 | 11.2 | 8.7 | 41,536 | 10.4 |
| St. III | 14.5 | 9.1 | 14.6 | 11.5 | 41,716 | 14.1 |
| St. IV | 13.2 | 9.0 | 13.0 | 11.9 | 39,550 | 12.8 |
| St. V | 16.6 | 8.4 | 15.0 | 13.5 | 36,534 | 15.3 |
| St. VI | 17.9 | 20.2 | 18.1 | 18.0 | 30,860 | 18.1 |
| Totaal vir Laer skool | 10.5 | 9.4 | 13.0 | 10.9 | 305,395 | 11.6 |
| St. VII | 16.5 | 7.0 | 19.2 | 25.8 | 13,595 | 18.3 |
| St. VIII | 20.3 | 23.6 | 17.2 | 24.6 | 8,978 | 19.9 |
| St. IX | 8.1 | 5.6 | 22.2 | 20.0 | 4,796 | 14.5 |
| St. X | 24.0 | 26.5 | 18.4 | 26.2 | 3,797 | 22.5 |
| Totaal vir Middelbare Skool | 17.4 | 13.1 | 19.1 | 24.7 | 31,166 | 18.7 |
| Totaal vir alle Stds. | 11.3 | 9.6 | 13.4 | 12.7 | 336,561 | 12.3 |
| Getal leerl. waarop berekeninge gebaseer is | 149,749 | 12,929 | 146.422 | 27,461 | 336,561 | |

Hierdie syfers is natuurlik die gemiddeldes. Daar is aanmerklike verskille wat die verskillende skole betref. Ons het heel wat skole aangetref waarin meer as die helfte van die leerlinge by een inspeksie gedruip het, en 'n groter getal skole waar nie een leerling gedruip het nie. Hierdie percentasie is gebaseer op 'n groot aantal gevalle (336,561) en is taamlik betroubaar. Hulle is miskien eerder te laag as te hoog. Van die onderwysers wat hierdie gedeelte van die vorm oningevul gelaat het, is dit

M

waarskynlik veeleer diegene by wie se skole 'n buitengewoon groot getal leerlinge gedruip het, as onderwysers wie se skole by die inspeksie baie goed gedoen het. Ons weet in alle geval, dat die percentasie leerlinge wat in standerd X gedruip het, hoër is as wat in hierdie tabel aangegee word. Die bron van die fout sal nogtans min of meer konstant wees vir die verskillende provincies en vir die verskillende standerds. Die grootste waarde van hierdie tabelle lê in die vergelykende aard daarvan. Hulle gee baie duidelik aan die uitwerking van die verskillende gedragslyne wat in die verskillende provincies gevolg word. Dit sal ons te ver uit die pad neem om al hierdie punte hier te bespreek. Net 'n paar word aangeroer. Die percentasie leerlinge wat in standerd VI druip, is dieselfde vir die Kaapprovincie, Transvaal en Oranje-Vrystaat, en dit is waarskynlik die beste objektiewe maatstaf wat ons tans het ter vergelyking van die relatiewe vereistes van die standerd-VI-examen in die verskillende provincies. Ons het geen bewys dat daar 'n aanmerklike verskil tussen die standerd-VI-examens in die vier provincies is nie. In Natal is die percentasie leerlinge wat druip, effens hoër in standerd VI, waarskynlik omdat daar in hierdie provincie baie minder leerlinge in die laer standerds druip as in enige van die ander provincies.

'n Vergelyking van die ouderdom waarop die kinders vir die eerste maal in die skool kom, met die ouderdom van leerlinge wanneer hulle die laerskoolkursus deurloop het, werp ook lig op die vraagstuk.

**Tabel 43.**

| | Mediaan-ouderdom van leerlinge in Std. VI (1930) | Mediaan-ouderdom: leerlinge wat vir die eerste maal op skool kom | | |
|---|---|---|---|---|
| | | 1920 | 1925 | 1930 |
| Natal | 14.42 jaar | 6.98 | 6.81 | 6.87 jaar |
| Kaapprov. | 14.59 „ | 7.47 | 7.38 | 7.26 „ |
| O.V.S. | 14.77 „ | 7.41 | 7.37 | 7.32 „ |
| Transvaal | 14.93 „ | 7.30 | 7.42 | 7.10 „ |
| Totaal | 14.69 jaar | 7.38 | 7.39 | 7.16 jaar |

Hierdie syfers gee so'n betroubare weerspieëling van die toestand dat ons stellig kan sê dat dit vandat 'n leerling vir die eerste maal op skool kom tot in die laaste kwartaal van sy laaste jaar in die laer skool (standerd VI) gemiddeld

7 jaar 2 maande duur in die Kaapprovincie;
7 jaar 5 maande duur in die Oranje-Vrystaat;
7 jaar 6 maande duur in Natal;
7 jaar 7 maande duur in die Transvaal.

In Transvaal b.v. neem dit vir 'n leerling ongeveer van 'n maand tot meer as 'n kwartaal langer van hy begin skoolgaan tot hy in St. VI kom, as in die ander provincies. As ons heeltemaal seker was dat die intelligensie van leerlinge in die vier provincies precies dieselfde was, dan sou hierdie syfers 'n aanduiding wees van die relatiewe peil van die laerskoolkursus in die vier provincies. Ons is verreweg nog nie seker hieromtrent nie. Inteendeel, ons het bewyse dat dit waarskynlik nie die geval is nie.

Die mate van vertraging word ook beïnvloed deur dubbele bevordering of oorslaan van standerds net sowel as deur druiping. Die volgende tabel gee die dubbele bevordering aan in die verskillende standerds vir die vier provincies en die Unie, gebaseer op 'n studie van 305,395 leerlinge.

**Tabel 44.—Percentasie leerlinge in elke standerd wat 'n standerd oorslaan.**

| | Subst. % | St. I % | St. II % | St. III % | St. IV % | St. V % | St. VI % | Subst. tot VI Totaal % |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| K.P. | 2.03 | 2.41 | 1.30 | .90 | .57 | .31 | .24 | 1.26 |
| Natal | 1.34 | 2.30 | 2.31 | 1.51 | 1.67 | .45 | 1.41 | 1.48 |
| Transv. | 1.98 | 2.11 | 1.66 | 1.07 | .94 | .54 | .19 | 1.34 |
| O.V.S. | .92 | 1.08 | 1.25 | .73 | .13 | .18 | 2.00 | .69 |
| Totaal | 1.90 | 2.16 | 1.50 | .99 | .73 | .41 | .27 | 1.26 |

Die getalle leerlinge waarop die bostaande percentasies gebaseer is, is as volg:—K.P. 133,206; Natal 12,257; Transvaal 136,154; O.V.S. 23,782; Totaal 305,395.

Die volgende punt waarop ons gelet het, was of die grootte van die skool iets met druiping te doen het.

Blykens Tabel 45 druip daar minder leerlinge in die klein plattelandse skole as in die dorp- en stadskole. In baie van die stadskole is 'n groot gedeelte van die leerlinge wat druip, die swak element wat van die plattelandse distrikte na die stede trek. Hierdie kinders was in baie gevalle 'n tydlang uit die skool, en bowendien word die standerd-vereistes in die stede hoër gestel.

**Tabel 45. — Druiping in verhouding tot grootte van skool (alleen standerds in geval van laer skole).**

| | | | | |
|---|---|---|---|---|
| 1. | Skole benede 25 leerlinge | | 9.8% | 10.07% |
| 2. | „ 25 — 49 | „ | 10.3% | |
| 3. | „ 50 — 99 | „ | 9.9% | |
| 4. | „ 100 — 199 | „ | 11.5% | 12.15% |
| 5. | „ 200 — 399 | „ | 12.3% | |
| 6. | „ 400 en meer | | 12.4% | |

Ten einde die verband tussen die ekonomiese peil van die omgewing van die skool en druiping aan te toon, gee ons die volgende percentasies van leerlinge wat in die klasse van die laer skool druip in die geval van skole waar die ekonomiese peil van die omgewing bevredigend is, en in gevalle waar dit swak is.

**Tabel 46. — Percentasie druiping in ekonomies bevredigende en swak omgewings.**

| | Subst. | I | II | III | IV | V | VI | Totaal |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| | % | % | % | % | % | % | % | % |
| Ekon. Bevredigend | 3.7 | 6.3 | 9.3 | 13.4 | 11.9 | 15.0 | 18.8 | 11.1 |
| Ekon. Swak | 3.7 | 8.5 | 12.1 | 17.4 | 14.0 | 18.5 | 19.0 | 12.5 |

As bevordering sou geskied op grond van eenvormige objektiewe toetse, sou die verskil tussen skole in 'n ekonomies swak omgewing en in 'n ekonomies bevredigende omgewing baie groter wees. Dit is wat ons inderdaad by die toepassing van gestandaardiseerde toetse aangetref het. Met die teenswoordige methodes, is die vereistes wat gestel word geneig om af te wissel volgens die omgewing. In sommige skole verwag die inspekteur 'n hoër peil van kennis as in andere.

(v) *Omgewingsfaktore.*

In verband hiermee het ons twee aparte stelle van gegewens versamel: (a) is uitgewerk in verband met ons ondersoek van vertraagde kinders, en (b) in verband met die resultate wat ons van ons toetse verkry het.

(a) Terwyl *druiping* die grootste oorsaak van vertraging is, soos ons hierbo gesien het, is druiping self eintlik 'n direkte of indirekte gevolg van ander oorsake.

Die vernaamste oorsaak is natuurlik gebrek aan verstand. Ons kom aanstonds hierop terug. Ons het egter probeer uitvind wat die relatiewe belangrykheid is van sekere ander faktore wat dikwels beskou word as direk of indirek verbonde met langsame vordering op skool.

Ons stip dié hier aan in die volgorde waarin dit die meeste as moontlike faktore deur onderwysers genoem is in verband met die langsame vordering van die vertraagde kind op skool. Die syfers is op 'n percentasiebasis bereken.

**Tabel 47.—Mate waarin sekere faktore meer of minder dikwels genoem is in verband met kinders wat twee of drie jaar vertraag is in die vier provincies.**

| | K.P. | Natal | Tvl. | O.V.S. | **Totaal** |
|---|---|---|---|---|---|
| | % | % | % | % | % |
| 1. Ondervoeding | 8.4 | 11.0 | 16.0 | 10.6 | 11.85 |
| 2. Swak gesondheid | 10.6 | 9.5 | 12.5 | 10.6 | 11.32 |
| 3. Liggaamlike en geestelike gebreke | 7.6 | 4.0 | 7.0 | 6.8 | 7.17 |
| 4. Verwaarlosing en behoeftigheid | 6.3 | 2.4 | 8.0 | 6.8 | 6.90 |
| 5. Gedurige verwisseling van skole | 4.1 | 6.3 | 7.8 | 3.5 | 5.68 |
| 6. Groot afstand van skool | 2.1 | 3.2 | 1.8 | .9 | 1.87 |
| 7. Moeilikhede betreffende taal of voertaal | 1.1 | 1.6 | .9 | 2.2 | 1.13 |
| 8. Huwelik onder mekaar | .5 | 0 | .6 | 1.1 | .57 |
| Totaal | 40.8 | 37.0 | 54.5 | 42.3 | 46.5 |

Bostaande tabel moet as volg gelees word: Ons kyk na die Totaal-kolom aan die regterkant. In die geval van 11.85 *uit elke* 100 *vertraagde kinders* in die hele Unie, oor wie onderwysers besonderhede verstrek het onder die bogenoemde opskrifte van die tabel-staat wat uitgestuur is, is *ondervoeding* as faktor genoem. Swak gesondheid is genoem in die geval van 11.32%, verstandelike en liggaamlike gebrek in die geval van 7.17%, ens.,—altesame 46.5% van die gevalle. In meer as die helfte van die gevalle speel hierdie faktore dus blykbaar geen rol nie.

Ons moet wel daarop let dat hierdie oorsake mekaar onderling nie uitsluit nie. Dieselfde kind in wie se geval ondervoeding genoem is, mag ook miskien aan een of ander liggaamlike of verstandelike gebrek ly, of hy het miskien dikwels van skole verwissel, ens.

Trouens, dit wil nie sê dat 'n mens enige waarde aan die *absolute* grootte van hierdie getalle kan heg nie. Inteendeel meen ek, dat dit alleen van waarde is in sover dit die *relatiewe* aantal male aantoon waarmee hierdie verskynsels soos deur onderwysers *opgemerk* voorkom. Ek het dergelyke tabelle vir die verskillende dele van die Unie opgestel, en by die nagaan van die tabelle blyk dit dat 'n sekere faktor heel moontlik genoem word (a) omdat dit werklik 'n sterk faktor is, of (b) omdat die onderwysers in sommige dele miskien geneig is om 'n besondere verskynsel gouer op te merk as 'n ander, of (c) beide (a) en (b) werk miskien saam, met die gevolg dat hul mekaar versterk of mekaar kanselleer. In sekere dele is die mense so gewoond aan 'n sekere verskynsel dat hul dit nouliks opmerk al is dit miskien ook ernstig. Dikwels is dit iemand van elders wat hul aandag daarop moet vestig. Die Transvaalse Hoëveld is oor die algemeen 'n baie „goeie'' deel. Betreklik gesproke is dit vooruitstrewend, en oor die algemeen is die peil op verstandelike gebied sowel as op onderwysgebied taamlik hoog. Ingeval een of meer van hierdie omgewingsfaktore in hierdie gebied sou voorkom — dikwels as gevolg van arm mense wat hul intrek daarin neem — sal dit dadelik die aandag trek en vermeld word. Die totale persentasie vir hierdie „goeie'' deel is 68%, terwyl in Namakwaland, waar daar oor die algemeen 'n groter mate van behoeftigheid aangetref word, en waar die kinders trouens baie eerder onder hierdie omgewingsfaktore sal ly, hulle slegs in 37% van die gevalle van vertraging genoem word.

Aan die ander kant is hierdie syfers in sommige gevalle waarskynlik 'n noukeurige weerspieëling van die relatiewe toestand. Dat verstandelike en liggaamlike gebreke in die kusstreek van Swellendam tot by Humansdorp in die Kaapprovinsie byv. in 15.7% van die gevalle genoem word in vergelyking met 7.2% vir die Unie en .2% vir die Middel-Karroo, is waarskynlik 'n taamlike juiste weerspieëling van die toestand, aangesien dit ooreenkom met ander norms wat ons het (sien vorige hoofstuk oor vashoukrag van skole in hierdie dele en ander gegewens hieronder). Dis ook opvallend dat ondervoeding op 18.9% staan in die noordelike Transvaal, in vergelyking met 6.0% op die Witwatersrand. Mieliepap en 'n brousel wat koffie genoem word, is die vernaamste voedsel waarop die kinders van die behoeftige klasse in die Laeveld en die Bosveld verwag word om te groei en vooruit te kom. In die stedelike gebiede is die voedsel, hoe arm die mense ook al mag wees, hoewel karig, tog beter gebalanceer. In die dele rondom Kaapstad en Port-Elizabeth is die syfer 5.2%.

Daar moet andermaal nadruk gelê word op die feit dat hier-

die percentasies 'n weerspieëling is van die mate waarin hierdie verskynsels aangetref word as faktore *slegs* in die geval van *vertraagde kinders*—'n klein en relatief uitgekose gedeelte (12.8%) van die hele skoolbevolking.

(b) Die tweede groep gegewens wat met die relatiewe invloede van omgewingsfaktore te doen het is verkry in verband met die toetse, wat ons op skoolkinders toegepas het. (Sien Hoofstuk VIII vir beskrywing van die toetse.) Ons het sekere groepe van skole of streke gekies wat min of meer gelyksoortig is, b.v. die types waarvan die Kaapse plaasskole of die armer skole op die Rand verteenwoordigend is. In elkeen van hierdie groepe het ons gekies: (A) die kinders wat onder die boonste 10% val en (B) dié wat onder die onderste 10% van die groep val. Dit is gedoen vir die afsonderlike ouderdomme vanaf 10 tot en met 15.

Natuurlik was die grenslyne van die boonste 10% nie dieselfde vir al die groepe nie. Die boonste 10% van een groep val miskien heeltemaal buitekant die grenslyne van die boonste 10% van 'n ander groep. Dis ook die geval met die onderste 10%. Inderdaad, as ons nie hierdie berekenings vir die verskillende groepe afsonderlik gemaak het nie, maar eenvoudig die boonste 10% en die onderste 10% geneem het nadat ons die hele boel saamgegooi het, dan sou party groepe glad nie in die boonste en onderste 10%-afdelings verteenwoordig gewees het nie—so groot is die verskil in die verspreiding en in algemene standaard tussen die afsonderlike groepe.

Verder het ons op hierdie manier ons tabelle opgestel omdat ons van mening is dat 'n vergelyking tussen individue binne 'n min of meer gelyksoortige groep, ons 'n meer betroubare voorstelling sou gee van die relatiewe mate van invloed wat sekere faktore, b.v. ondervoeding, liggaamlike en verstandelike swakhede, siekte, hoë skoolaanvangsouderdom, ens., op die skoolprestasie van kinders, wat in 'n min of meer gelyksoortige omgewing woon, uitoefen, — as 'n vergelyking tussen die boonste en onderste 10% van alle soorte groepe tesaam gegooi.

Alhoewel ons taamlik baie inligting omtrent die kinders in die toetse wat deur onderwysers sowel as deur leerlinge ingevul is gekry het, wou ons ons gegewens so volledig en betroubaar moontlik maak. Derhalwe het ons, nadat die boonste en onderste 10% kinders uitgesoek is, hulle name op vorms geplaas wat speciaal vir die doel opgestel was en hierdie vorms is teruggestuur aan die skole waar die kinders oorspronklik getoets is met 'n versoek aan die onderwysers om die nodige inligting volgens volledige aanwysings te verskaf. Van 'n paar skole in elke groep het ons g'n antwoord ontvang nie. Desnietemin is

ons statistieke taamlik verteenwoordigend en ons gaan voort om ons bevindings in die onderstaande tabelle op te som. Die aantal gevalle waarvan ons vertroubare inligting verkry het verskyn alleen in Tabel 48, maar word nie in die ander tabelle herhaal nie. Die aantal gevalle in die boonste en onderste 10%-groepe stem nie altyd precies ooreen nie omdat dit nie moontlik was om vertroubare en volledige inligting ten opsigte van al die kinders in albei hierdie twee afdelings te verkry nie. Onthou moet word dat hierdie getalle betrekking het op hoogstens 10% van die aantal kinders wat in elke streek getoets is. Alhoewel hierdie streke, afsonderlik beskou, taamlik gelyksoortig is op ekonomiese gebied bestaan die groot-totaal proporsioneel uit meer armes as wat daar in die land as geheel te vind is. Op bladsy 242 gee ons 'n vergelykende ontleding van die socio-ekonomiese toestande wat betrekking het op die boonste 10% en die onderste 10% groepe van kinders.

Weens gebrek aan ruimte is dit onmoontlik om al die interessante gevolgtrekkings wat van die syfers in Tabelle 48—55 kan gemaak word hier te meld. Ons sal slegs hier en daar 'n paar van die implikasies aanstip; origens moet die leser hulle maar bestudeer en sy eie gevolgtrekkings maak.

Die plaasskole van die Kaap en Transvaal (groepe 1 en 2) bevat 'n groot aantal kinders van die armer klas van boer. Byna 50% van die Namakwaland-groep is kinders wat in Arm-Koshuise is en sluit in kinders langs die Oranjerivier, b.v. Keimoes en ook dié van die Kalaharie tot by Kuruman. Deur „dorpe," soos aangegee onder Kaap, Karo, Traansvaal en Natal word verstaan die kleiner dorpies en dit sluit nie die stede, soos Kaapstad, Pretoria, Port-Elizabeth en Oos-Londen, in nie. Laasgenoemdes word aangegee onder *stedelik.* Die Rand sluit meestal die skole van die armer gedeeltes van Fordsburg, Vrededorp en Newlands in. Onder die Nedersettings val beide die Kerknedersettings, soos Kakamas en Delagersdrift, en die Staatsnedersettings onder beheer van die Departemente van Arbeid, Boswese en Lande. Meeste van die kinders wat hier genoem word onder Industrie- en Vakskole is gekommitteerde kinders onder die Kinderbeskermingswet. In elk geval kom 90% van laasgenoemde groep uit arm huise uit. Byna almaal woon in kosinrigtings wat onder Staatsbestuur staan; derhalwe sal daar wat betref voeding en algemene versorging in hulle geval maar baie min onderskeid wees tussen die boonste en die onderste 10% op die toetse.

Die Engelse en Engelsmedium-kinders sluit in die van suiwer Engelse, plattelandse streke, b.v. Bathurst en Clumber, asook die wat die Engelsmedium-klasse van die gewone dorpskole in die

**Tabel 48. — Ondervoeding en Verwaarlosing.**

| Streek of Groep | Voeding en Versorg van Kinders (a) Goed | (b) Taamlik | (c) Arm | (d) Kos by Skool | (e) Verwaarloos | (c)+(d)+(e) Totaal gevalle van Brandarmes | Aantal gevalle vergelyk. |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| | % | % | % | % | % | % | |
| 1. Kaapse Plaasskole | | | | | | | |
| A. Boonste 10% | 52.4 | 19.1 | 17.5 | 3.2 | 7.9 | 28.6 | 63 |
| B. Onderste 10% | 25.8 | 5.7 | 57.2 | 1.4 | 10.0 | 68.6 | 70 |
| 2. Transvaal Plaas-Skole | | | | | | | |
| A. Boonste 10% | 79.3 | 6.9 | 11.9 | 1.0 | 1.0 | 13.9 | 101 |
| B. Onderste 10% | 45.2 | 3.2 | 38.8 | 10.8 | 2.2 | 51.7 | 93 |
| 3. Karodorpe en Kusstreke | | | | | | | |
| A. Boonste 10% | 92.6 | 3.7 | 2.9 | 0.8 | – | 3.7 | 379 |
| B. Onderste 10% | 56.5 | 12.7 | 14.7 | 16.0 | – | 30.8 | 400 |
| 4. Namakwaland | | | | | | | |
| A. Boonste 10% | 76.5 | 13.8 | 5.9 | 2.0 | 2.0 | 9.9 | 102 |
| B. Onderste 10% | 41.1 | 32.7 | 26.4 | – | – | 26.4 | 95 |
| 5. Transvaal en Natal dorpe | | | | | | | |
| A. Boonste 10% | 93.4 | 3.8 | 1.9 | 0.9 | – | 2.8 | 319 |
| B. Onderste 10% | 47.2 | 16.3 | 25.8 | 6.4 | 4.4 | 36.5 | 252 |
| 6. Rand | | | | | | | |
| A. Onderste 10% | 86.0 | 7.6 | 1.3 | 3.8 | 1.3 | 6.4 | 157 |
| B. Onderste 10% | 50.8 | 9.6 | 8.0 | 31.6 | | 39.6 | 187 |
| 7. Ander Stedelike Skole | | | | | | | |
| A. Boonste 10% | 89.8 | 5.7 | 2.8 | 1.7 | | 4.5 | 177 |
| B. Onderste 10% | 44.1 | 17.4 | 13.7 | 24.9 | | 38.6 | 161 |
| 8. Nedersettings | | | | | | | |
| A. Boonste 10% | 88.7 | 7.2 | 2.1 | | 2.1 | 4.1 | 97 |
| B. Onderste 10% | 41.7 | 8.3 | 50.0 | | | 50.0 | 84 |
| 9 Industrie- en Vakskole | | | | | | | |
| A. Boonste 10% | 39.8 | 56.1 | 4.1 | | | 4.1 | 98 |
| B. Onderste 10% | 32.1 | 66.7 | 1.2 | | | 1.2 | 81 |
| 10. Engelse en Engelsmedium Skole | | | | | | | |
| A. Boonste 10% | 96.7 | | 3.3 | | | 3.3 | 30 |
| B. Onderste 10% | 33.4 | 20.0 | 46.7 | | | 46.7 | 15 |
| 11. Delwerye | | | | | | | |
| A. Boonste 10% | 36.2 | 2.1 | 57.5 | 2.1 | 2.1 | 61.8 | 47 |
| B. Onderste 10% | 65.8 | 7.9 | 21.1 | 5.3 | | 26.4 | 38 |
| *Totaal* A. Boonste 10% | 83.1 | 9.2 | 5.5 | 1.4 | 0.8 | 7.7 | 1,570 |
| B. Onderste 10% | 47.5 | 16.5 | 21.7 | 13.0 | 1.4 | 36.1 | 1,476 |

Transvaal en Kaap bywoon. Alhoewel die kinders van die Delwerye van alle oorde in Suid-Afrika kom maak hulle tog op sosiale en ekonomiese gebied 'n taamlike gelyksoortige groep uit.

In bostaande Tabel 48 het ons probeer om min of meer aan te dui watter rol ondervoeding en verwaarlosing in hierdie twee groepe, A en B, speel. Die voeding van die kinders moes deur die onderwysers in drie klasse verdeel word: (a) Goed, (b) Taamlik, (c) Swak. Toe moes daar melding gemaak word onder (d) of die kinders by die skool kos kry of nie. By party skole bestaan daar soepkombuise wat deur liefdadigheidsverenigings en, in sommige gevalle, deur die Staat opgerig is om te

**Tabel 49. — Aantal verskillende skole bygewoon.**

| Streek of Groep | Aantal verskillende skole | | | | | | | 3+ Totaal | Totaal Mediaan |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| | 0 | 1 | 2 | 3 | 4 | 5 | 5+ | | |
| | % | % | % | % | % | % | % | % | |
| 1. Kaapse Plaasskole | | | | | | | | | |
| A. Boonste 10% | 18.2 | 41.0 | 25.0 | 13.7 | 2.3 | – | – | 2.3 | 1.7 |
| B. Onderste 10% | 21.3 | 48.5 | 12.2 | 13.7 | 3.0 | 1.5 | – | 4.6 | 1.5 |
| 2. Transvaalse Plaasskole | | | | | | | | | |
| A. Boonste 10% | 39.8 | 28.6 | 15.4 | 8.2 | 2.1 | – | 6.1 | 8.2 | 1.4 |
| B. Onderste 10% | 22.9 | 29.4 | 19.6 | 16.4 | 7.6 | 3.3 | 1.1 | 12.0 | 1.9 |
| 3. Karo-Dorpe en Kusstreke | | | | | | | | | |
| A. Boonste 10% | 27.5 | 28.3 | 34.7 | 7.2 | 1.1 | 0.5 | .8 | 2.4 | 1.8 |
| B. Onderste 10% | 20.7 | 36.3 | 22.0 | 12.1 | 3.0 | 1.0 | 4.9 | 8.9 | 1.8 |
| Namakwaland | | | | | | | | | |
| A. Boonste 10% | 31.4 | 32.4 | 21.6 | 10.8 | 3.0 | 1.0 | -- | 3.9 | 1.5 |
| B. Onderste 10% | 28.5 | 33.7 | 20.0 | 10.6 | 7.4 | -- | -- | 7.4 | 1.6 |
| 5. Transvaal en Natal Dorpe | | | | | | | | | |
| A. Boonste 10% | 16.7 | 21.4 | 39.1 | 14.6 | 3.7 | 1.4 | 3.1 | 8.1 | 2.3 |
| B. Onderste 10% | 30.7 | 13.7 | 33.2 | 10.8 | 5.0 | 0.4 | 6.2 | 11.6 | 2.2 |
| 6. Rand | | | | | | | | | |
| A. Boonste 10% | 27.3 | 23.3 | 32.0 | 12.7 | 2.7 | 1.3 | 0.7 | 4.7 | 2.0 |
| B. Onderste 10% | 24.0 | 18.0 | 22.8 | 19.2 | 8.4 | 3.6 | 4.2 | 16.2 | 2.4 |
| 7. Ander stedelike Skole | | | | | | | | | |
| A. Boonste 10% | 20.7 | 10.9 | 34.5 | 20.1 | 9.8 | 1.7 | 2.3 | 13.8 | 2.5 |
| B. Onderste 10% | 34.2 | 16.5 | 26.6 | 12.0 | 5.7 | 3.2 | 1.9 | 10.8 | 2.0 |
| 8. Nedersettings | | | | | | | | | |
| A. Boonste 10% | 4.2 | 40.7 | 33.4 | 15.7 | 2.1 | 2.1 | 2.1 | 6.3 | 2.2 |
| B. Onderste 10% | – | 38.0 | 30.4 | 21.6 | 5.1 | 1.3 | 3.8 | 10.1 | 2.4 |
| 9. Industrie- en Vakskole | | | | | | | | | |
| A. Boonste 10% | 1.2 | 11.2 | 19.8 | 29.7 | 23.5 | 9.9 | 4.9 | 38.3 | 3.2 |
| B. Onderste 10% | 1.8 | – | 26.4 | 29.9 | 22.9 | 12.3 | 7.0 | 42.2 | 3.7 |
| 10. Engelse en Engelsmedium | | | | | | | | | |
| A. Boonste 10% | 20.0 | 43.4 | 30.0 | 6.7 | – | – | – | – | 1.7 |
| B. Onderste 10% | 6.7 | 26.7 | 40.0 | 20.0 | – | – | 6.7 | 6.7 | 2.4 |
| 11. Delwerye | | | | | | | | | |
| A. Boonste 10% | 20.0 | – | 51.2 | 26.7 | 2.2 | – | – | 2.2 | 2.6 |
| B. Onderste 10% | 29.0 | 7.9 | 18.5 | 31.6 | 5.3 | 7.9 | – | 13.2 | 2.7 |
| *Totaal* A. Boonste 10% | 22.0 | 24.4 | 32.3 | 13.6 | 4.3 | 1.5 | 2.0 | 7.8 | 2.1 |
| B. Onderste 10% | 23.1 | 25.8 | 24.5 | 14.8 | 5.8 | 2.2 | 3.8 | 11.8 | 2.0 |

verseker dat die kinders in die winter minstens iets warms gedurende die loop van die gewone skooldag geniet. Onder (e) moes gemeld word of die kinders oor die algemeen thuis verwaarloos is, behalwe die feit dat hulle ondervoed is. Die laaste drie klasse, (c) + (d) + (e), is saamgetel om 'n aanduiding te gee van die totale mate van brandarmoede wat daar heers.

As daar vir 'n oomblik gelet word net op die *Totaalsyfers* onder aan Tabel 48, dan word opgemerk dat 83.1% van die boonste 10% onder „Goed'' (wat voeding betref val) in vergelyking met 47.5% van die onderste 10%-afdeling. Wat meer is, die totale van dié wat swak voeding geniet, kos by die skool kry en algemeen verwaarloos is staan op 7.7% en 36.1% vir die boonste en onderste 10% respektiewelik; 'n bewys dat slegte versorging en ondervoeding meer as viermaal so groot is onder die onderste as onder die boonste 10%.

In Tabel 49 het ons probeer om te wys in hoeverre *rondtrek*, of herhaaldelike verwisseling van skool, meer oorweënd is onder die onderste as onder die boonste 10%. Die eerste kolom syfers toon die percentasie aan wat *geen verwisseling van skool* gemaak het nie. Die tweede gee dié wat net *een ander* skool bygewoon het; die derde dié wat *twee ander* skole bygewoonhet, en so voort.

Die syfers wat in die laaste twee kolomme verskyn stel ons in staat om vergelykings te maak. Die een kolom toon die percentasie aan wat meer as *drie ander* skole bygewoon het, en die laaste kolom gee die mediaan-aantal verwisselings van skool, wat elke betrokke groep gemaak het, aan. Aangesien daar 11.8% onder die onderste 10% is wat meer as drie skole bygewoon het en 7.8% onder die boonste 10%, blyk dit asof herhaaldelike skoolverwisseling wel 'n faktor is, maar nie so veel onderskeid maak as wat miskien vermoed is nie. Die mediane 2.0 en 2.1 onderskeidelik toon maar 'n baie klein verskil aan oor die algemeen.

As daar op die onderstaande Tabel 50 in verband met die *afstand van skool* gelet word, blyk dit dat daar onder die onderste 10% groep 60% meer kinders is wat meer as 'n myl na die skool moet *loop* as onder die boonste 10%. Wat *ry* na skool vir meer as 'n myl betref (meestal per donkie), is daar een-derde meer onder die onderste as onder die boonste 10%. Hierdie onderskeid is mees opvallend in die plattelandse streke. In stedelike gebiede is dit omgekeerd; die beter klas kind moet dikwels verder reis.

Die vraag wat in Tabel 51 behandel word, is of daar 'n verband is tussen die *skoolaanvangsouderdom* van kinders en hulle knapheid. Die percentasies van kinders van verskillende aanvangsouderdomme word in die verskillende kolomme aangegee en die mediaanouderdom in die laaste kolom. As op die totale gelet word blyk dit dat die knap kinders wat na skool kom voor hulle sewe jaar oud is byna driemaal soveel is as die dom kinders van dieselfde aanvangsouderdom. Van die dommes is daar 5.9% wat na skool gekom het toe hulle 10 jaar en ouer was in vergelyking met 1.6% van die knappes. Met ander woorde, byna viermaal so veel dom kinders het na skool gekom toe hulle 10 jaar en ouer was as knap kinders. Die mediaan-ouderdom van eersgenoemdes is 7.7 jaar in vergelyking met 7.1 in die geval van laasgenoemdes. Die mediaan-skoolaanvangsouderdom van al die kinders in die Unie (vergelykbaar met hierdie twee groepe) is ongeveer 7.3 jaar.

Alhoewel dit 'n interessante feit is, aarsel ons tog om die agterlikheid van die onderste 10% aan die feit dat hulle later skool begin het toe te skrywe, of om te beweer dat die boonste 10% knapper is omdat hulle jonger in die skool gekom het. Die hoofrede waarom ons nie somaar hierdie gevolgtrekkings aanvaar nie, sal gevind word in Tabel 52 waar die onderste met die boonste 10%-groep vergelyk word ten opsigte van die aantal standerds gedruip. Uit daardie tabel (laaste kolom) is dit duidelik dat daar *onder die onderste 10% twaalfmaal soveel*

**Tabel 50. — Afstand van skool.**

| Streek of Group | A. Boonste 10% | | B. Onderste 10% | |
|---|---|---|---|---|
| | (a) ry | (b) loop | (a) ry | (b) loop |
| | % | % | % | % |
| 1. Kaapse Plaasskole | – | 21.2 | 1.7 | 20.4 |
| 2. Transvaalse Plaasskole | 15.9 | 22.8 | 29.6 | 30.7 |
| 3. Karodorpe en Kusstreke | 1.3 | 0.3 | 2.8 | 2.8 |
| 4. Namakwaland | 2.0 | 1.0 | 1.1 | 3.2 |
| 5. Transvaalse- en Natalse Dorpe | 7.9 | – | 14.8 | 2.0 |
| 6. Rand | .8 | 1.6 | 7.1 | 0.5 |
| 7. Ander Stedelike Skole | 20.7 | – | 3.3 | 4.0 |
| 8 Nedersettings | 2.1 | 4.2 | 10.9 | 8.4 |
| 9. Industrie- en Vakskole | 1.4 | 2.8 | – | 3.1 |
| 10. Engelse & Engelsmedium-skole | 6.5 | 22.6 | 30.8 | 46.2 |
| 11. Delwerye | – | – | – | – |
| Totaal | 5.6 | 3.6 | 7.7 | 5.7 |

*kinders is wat twee of meer standerds gedruip het as onder die boonste 10%.* Verder, as ons die eerste kolom bestudeer, is daar 82.8% onder laasgenoemde groep wat g'n standerds gedruip het nie in vergelyking met 29.8% onder eersgenoemde groep.

Hierdie feite bevestig ons bevindings van vroeër in hierdie

**Tabel 51. — Skool-aanvangsouderdom.**

| Streek of Groep | Ouderdom | | | | | | Mediaan Ouderdom |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| | Onder 7 | 7 | 8 | 9 | 10 | 10+ | |
| | % | % | % | % | % | % | |
| 1. Kaapse Plaasskole | | | | | | | |
| A. Boonste 10% | | | | | | | |
| B. Onderste 10% | 42.7 | 44.2 | 11.8 | 1.5 | – | – | 7.2 |
| 2. Transvaalse Plaasskole | 13.9 | 61.6 | 15.4 | 6.2 | 3.1 | – | 7.6 |
| A. Boonste 10% | | | | | | | |
| B. Onderste 10% | 38.2 | 48.9 | 10.8 | 2.4 | – | – | 7.2 |
| 3. Karo Dorpe en Kusstreke | 8.0 | 50.0 | 26.2 | 9.1 | 3.4 | 3.4 | 7.8 |
| A. Boonste 10% | | | | | | | |
| B. Onderste 10% | 47.5 | 42.5 | 9.1 | .8 | – | – | 7.0 |
| 4. Namakwaland | 17.0 | 51.7 | 18.1 | 10.1 | 2.3 | .9 | 7.6 |
| A. Boonste 10% | | | | | | | |
| B. Ondreste 10% | 13.2 | 68.7 | 12.2 | 3.0 | 2.0 | 1.0 | 7.5 |
| 5. Transvaalse en Natalse Dorpe | 2.2 | 33.4 | 19.4 | 22.6 | 16.2 | 6.5 | 8.8 |
| A. Boonste 10% | | | | | | | |
| B. Onderste 10% | 53.8 | 34.0 | 4.6 | 1.9 | .4 | 5.3 | 6.9 |
| 6. Rand | 13.5 | 47.0 | 26.1 | 10.0 | 2.6 | .9 | 7.7 |
| A. Boonste 10% | | | | | | | |
| B. Onderste 10% | 56.4 | 38.8 | 3.5 | 1.4 | – | – | 6.9 |
| 7. Ander Stedelike skole | 26.5 | 44.6 | 13.9 | 9.0 | 3.6 | 2.4 | 7.5 |
| A. Boonste 10% | 66.9 | 24.2 | 6.2 | 2.1 | – | .7 | 6.8 |
| B. Onderste 10% | 24.7 | 45.9 | 23.3 | 2.7 | 2.1 | 1.4 | 7.6 |
| 8. Nedersettings | | | | | | | |
| A. Boonste 10% | 46.7 | 42.3 | 7.8 | 3.3 | – | – | 7.1 |
| B. Onderste 10% | 28.6 | 34.6 | 14.3 | 10.8 | 7.2 | 4.8 | 7.6 |
| 9. Vak- en Industrieskole | | | | | | | |
| A. Boonste 10% | 32.1 | 45.7 | 9.9 | 7.4 | 1.2 | 3.7 | 7.4 |
| B. Onderste 10% | 19.3 | 40.4 | 29.9 | 7.0 | 1.8 | 1.8 | 7.8 |
| 10. Engelse en Engelsmedium Skole | | | | | | | |
| A. Boonste 10% | 60.8 | 28.6 | 10.8 | – | – | – | 6.8 |
| B. Onderste 10% | 15.4 | 30.8 | 38.5 | 15.4 | – | – | 8.1 |
| 11. Delwerye | | | | | | | |
| A. Boonste 10% | 31.2 | 53.4 | 15.6 | – | – | – | 7.4 |
| B. Onderste 10% | 12.0 | 32.0 | 40.0 | 8.0 | – | 8.0 | 8.2 |
| *Totaal* A. Boonste 10% | 47.0 | 41.1 | 8.0 | 2.0 | .3 | 1.4 | 7.1 |
| B. Boonste 10% | 17.3 | 46.2 | 20.9 | 9.7 | 3.8 | 2.1 | 7.7 |

hoofstuk en bring ons sterker tot die oortuiging dat vertraging in 'n groter mate toe te skrywe is aan die feit dat kinders herhaaldelik druip as aan die feit dat hulle op hoë ouderdom eers na skool kom. Onder origens gelyke omstandighede raak die kinders wat op taamlike hoë ouderdom eers na skool kom die grondbeginsels gou baas en is dit meer waarskynlik dat hulle

**Tabel 52. — Aantal Standerds gedruip.**

| Streek of Groep | Aantal Standerds Gedruip. (a) 0 Stds. | (b) 1 Std. | (c) 2 Stds. | (d) 3 Stds. | (e) 3+ Stds. | (c)+(d)+(e) meer as 1 Std. |
|---|---|---|---|---|---|---|
| | % | % | % | % | % | % |
| 1. Kaapse Plaasskole | | | | | | |
| A. Boonste 10% | 87.1 | 11.3 | 1.6 | – | – | 1.6 |
| B. Onderste 10% | 46.2 | 24.7 | 20.0 | 7.7 | 1.5 | 29.2 |
| 2. Transvaalse Plaas-Skole | | | | | | |
| A. Boonste 10% | 80.3 | 16.5 | – | 3.3 | - | 3.3 |
| B. Onderste 10% | 18.7 | 47.7 | 24.5 | 9.3 | – | 33.8 |
| 3. Karodorpe en Kusstreke | | | | | | |
| A. Boonste 10% | 82.7 | 15.3 | 2.0 | – | – | 2.0 |
| B. Onderste 10% | 27.5 | 40.3 | 23.8 | 6.4 | 2.0 | 32.2 |
| 4. Namakwaland | | | | | | |
| A. Boonste 10% | 86.5 | 13.6 | – | | | |
| B. Onderste 10% | 42.2 | 45.3 | 8.4 | 1.1 | 3.2 | 12.7 |
| 5. Transvaalse en Natalse Dorpe | | | | | | |
| A. Boonste 10% | 88.2 | 10.8 | 1.0 | | | 1.0 |
| B. Onderste 10% | 30.3 | 42.6 | 19.7 | 3.7 | 3.7 | 27.1 |
| 6. Rand | | | | | | |
| A. Boonste 10% | 75.4 | 21.3 | 3.4 | | | 3.4 |
| B. Onderste 10% | 22.8 | 44.3 | 22.8 | 8.4 | 1.8 | 33.0 |
| 7. Ander Stedelike Skole | | | | | | |
| A. Boonste 10% | 86.8 | 10.9 | 2.4 | | | 2.4 |
| B. Onderste 10% | 38.5 | 40.4 | 16.8 | 4.4 | | 21.2 |
| 8. Nedersettings | | | | | | |
| A. Boonste 10% | 86.2 | 13.9 | | | | |
| B. Onderste 10% | 20.3 | 47.2 | 19.2 | 7.9 | 5.6 | 32.7 |
| 9. Vak- en Industrie-Skole | | | | | | |
| A. Boonste 10% | 60.0 | 32.9 | 5.7 | 1.4 | | 7.2 |
| B. Onderste 10% | 18.7 | 40.7 | 27.2 | 10.2 | 3.4 | 40.8 |
| 10. Engelse en Engelsmedium Skole | | | | | | |
| A. Boonste 10% | 87.1 | 6.5 | 6.5 | | | 6.5 |
| B. Onderste 10% | 33.4 | 25.0 | 41.7 | | | 41.7 |
| 11. Delwerye | | | | | | |
| A. Boonste 10% | 76.6 | 14.9 | 2.1 | 4.3 | 2.1 | 8.5 |
| B. Onderste 10% | 53.4 | 30.0 | 6.7 | | 10.0 | 16.7 |
| *Totaal* A. Boonste 10% | 82.8 | 14.7 | 1.9 | .4 | .1 | 2.4 |
| B. Onderste 10% | 29.8 | 41.4 | 20.5 | 5.9 | 2.4 | 28.8 |

vinnig na hoër standerds sal oorgesit word as dat hulle sal druip. Kinders van die armer klas druip herhaaldelik en boonop begin hulle skoolgaan as hulle al tamelik oud is.

Herhaaldelik druiping is egter opsigself 'n gevolg van oorsake wat nog dieper lê. Ons het probeer om uit te vind tot watter mate hierdie verdere grondoorsake in die spel kom. Ons

**Tabel 53. — Gesondheidstoestand.**

| Streek of Groep | Goed | Swak | Baie Swak | Malaria en Bilharzia | |
|---|---|---|---|---|---|
| | | | | Lig | Ernstig |
| | % | % | % | % | % |
| 1. Kaapse Plaasskole | | | | | |
| A. Boonste 10% | 92.1 | 7.9 | | | |
| B. Onderste 10% | 71.1 | 27.6 | 1.5 | | |
| 2. Transvaalse Plaasskole | | | | | |
| A. Boonste 10% | 75.3 | 9.9 | | 14.9 | 10.4 |
| B. Onderste 10% | 36.8 | 23.0 | | 29.9 | |
| 3. Karodorpe en Kusstreke | | | | | |
| A. Boonste 10% | 90.5 | 8.7 | .8 | | |
| B. Onderste 10% | 78.1 | 20.5 | 1.5 | | |
| 4. Namakwaland | | | | | |
| A. Boonste 10% | 92.3 | 7.8 | | | |
| B. Onderste 10% | 86.4 | 13.7 | | | |
| 5. Transvaalse en Natalse Dorpe | | | | | 1.3 |
| A. Boonste 10% | 92.1 | 5.1 | | 1.6 | 7.2 |
| B. Onderste 10% | 67.6 | 14.4 | 2.4 | 8.4 | |
| 6. Rand | | | | | |
| A Boonste 10% | 93.0 | 6.4 | .6 | | |
| B. Onderste 10% | 77.9 | 17.9 | 1.6 | 2.6 | |
| 7. Ander Stedelike Skole | | | | | |
| A. Boonste 10% | 89.6 | 7.5 | | 2.9 | |
| B. Onderste 10% | 79.8 | 9.8 | 3.7 | 6.8 | |
| 8. Nedersettings | | | | | |
| A. Boonste 10% | 95.8 | 4.2 | | | |
| B. Onderste 10% | 66.7 | 32.2 | 1.2 | | |
| 9. Industrie- en Vakskole | | | | | |
| A. Boonste 10% | 100.0 | | | | |
| B. Onderste 10% | 98.7 | | | 1.4 | |
| 10. Engelse en Engelsmedium Skole | | | | | |
| A. Boonste 10% | 93.4 | 6.7 | | | |
| B. Onderste 10% | 86.7 | 13.4 | | | |
| 11. Delwerye | | | | | |
| A. Boonste 10% | 100.0 | | | | |
| B. Onderste 10% | 72.3 | 27.8 | | | |
| *Totaal* A. Boonste 10% | 91.2 | 6.5 | .3 | 1.6 | .3 |
| B. Onderste 10% | 74.7 | 17.8 | 1.6 | 4.4 | 1.9 |

het dus van die onderwysers inligting verkry op drie verdere punte: gesondheid, swakhede en gebreke (verstandelike en liggaamlike), en taal.

Wat eersgenoemde betref het ons hulle versoek om te meld of die kind se gesondheid oor die algemeen (a) goed, (b) swak, of (c) baie swak is. In die koorsstreke is die onderwysers gevra om ook te meld of die kinders malaria en/of bilharzia gehad het, en indien wel, of dit in 'n ligte of ernstige graad was. As ons op die totaalsyfers aan die voet van Tabel 53 let, merk ons op dat daar onder die dommer kinders byna driemaal soveel is wat in „swak'' gesondheidstoestand verkeer en meer as vyfmaal soveel wat in „baie swak'' gesondheidstoestand is, as wat daar onder die knapper kinders is. Ons sien ook, wat die koorsstreke betref, dat daar driemaal soveel kinders wat malaria en bilharzia gehad het onder die dommeres is as onder die knapperes. In 'n ernstige graad eis hierdie siektes sewemaal soveel slagoffers van die dommer as van die knapper groep. Wat betref die sterktegraad van die uitwerking wat hierdie twee siektes op skoolprestasie het, wens ons die leser te verwys na Hoofstuk VIII waar die saak breedvoerig behandel word.

Dis opmerklik dat slegte en goeie gesondheidstoestande op die nedersettings en delwerye blykbaar groter storende faktore is as in ander streke. Die sieklike kind het blykbaar minder kans daar as êrens anders.

Verder het ons die onderwysers versoek om melding te maak van enige liggaamlike of verstandelike swakhede. G'n bepaalde omskrywing van *verstandelike* swakheid is gegee nie en hoofde van skole het volgens eie oordeel besluit of 'n kind verstandelik swak is of nie. Dis moontlik dat, weens gebrek aan 'n objektiewe criterium in die meeste gevalle, onderwysers miskien effentjies geneig was om verstandelike swakheid meer geredelik aan die onderste 10% as aan die boonste 10% toe te ken. Wat betref die liggaamlike swakhede, b.v. slegte gesig, slegte gehoor of liggaamsgebrek, is daar g'n rede om die betroubaarheid van die relatiewe verhouding tussen die twee groepe op grond van foutiewe beoordeling te betwyfel nie.

As slegs op die totaal-syfers van Tabel 54 gelet word blyk dit dat daar meer as tweemaal so veel liggaamlike gebreke en omtrent sesmaal soveel verstandelike gebreke onder die dommer as onder die knapper groep gevind word.

Onderwysers is versoek om dié gevalle speciaal te noem waar daar in 'n aansienlike mate ondermekaartrouery in die familie was. Gevalle waar daar *by* die ondermekaartrouery ook swakhede van een of ander aard was en gevalle van ondermekaar-

trouery sonder swakhede het ons apart getabelleer. In minder as 1% van al die gevalle (knap en dom) was daar swakhede by ondermekaartrouery en in sowat 2½ keer soveel gevalle (knap en dom) was daar ondermekaartrouery wat nie gepaard gegaan het met swakhede nie. As die boonste 10% egter met

Tabel 51. — Swakhede.

| Streek of Groep | Liggaamlike % | Verstandelike % | Inmekaar Trou: Sonder Swakhede % | Inmekaar Trou: Met Swakhede % | G'n Swakhede % |
|---|---|---|---|---|---|
| 1. Kaapse Plaasskole | | | | | |
| A. Boonste 10% | 3.2 | 1.6 | 11.2 | 1.6 | 82.6 |
| B. Onderste 10% | 18.4 | 29.7 | 7.1 | 4.2 | 40.9 |
| 2. Transvaalse Plaasskole | | | | | |
| A. Boonste 10% | 6.0 | 3.9 | | | 90.1 |
| B. Onderste 10% | 6.0 | 25.8 | 6.9 | | 61.4 |
| 3. Karodorpe en Kusstreke | | | | | |
| A. Boonste 10% | 3.6 | 2.0 | | | 94.6 |
| B. Onderste 10% | 13.4 | 18.7 | 2.7 | 1.5 | 63.7 |
| 4 Namakwaland | | | | | |
| A. Boonste 10% | 2.0 | | | | 98.1 |
| B. Onderste 10% | 6.3 | 24.0 | | 1.0 | 68.8 |
| 5 Transvaalse en Natalse Dorpe | | | | | |
| A. Boonste 10% | 2.9 | 1.6 | | | 95.6 |
| B. Onderste 10% | 14.5 | 11.4 | 2.0 | | 72.2 |
| 6. Rand | | | | | |
| A. Boonste 10% | 15.0 | 3.4 | | | 81.7 |
| B. Onderste 10% | 11.7 | 6.6 | | | 81.6 |
| 7. Ander Stedelike Skole | | | | | |
| A. Boonste 10% | .6 | 1.7 | | | 97.8 |
| B. Onderste 10% | 9.1 | 4.0 | | | 86.9 |
| 8. Nedersettings | | | | | |
| A. Boonste 10% | 1.0 | 5.2 | | | 93.9 |
| B. Onderste 10% | 2.2 | 9.8 | 4.4 | | 83.7 |
| 9. Industrie- en Vakskole | | | | | |
| A. Boonste 10% | 13.0 | 2.2 | | | 85.0 |
| B. Onderste 10% | 6.1 | 4.9 | | | 89.1 |
| 10. Engelse en Engelsmedium Skole | | | | | |
| A. Boonste 10% | 9.7 | 3.2 | | | 87.1 |
| B. Onderste 10% | | 13.4 | | | 86.7 |
| 11. Delwerye | | | | | |
| A. Boonste 10% | | 2.1 | | | 98.0 |
| B. Onderste 10% | 14.3 | 9.5 | | | 76.2 |
| *Totaal* A. Boonste 10% | 4.6 | 2.2 | .5 | .1 | 92.9 |
| B. Onderste 10% | 11.0 | 14.0 | 2.1 | .7 | 72.3 |

0

die onderste 10% vergelyk word, dan word gevind dat daar proporsioneel meer dom kinders as slim kinders voorkom onder die gevalle waar daar ondermekaartrouery met of sonder swakhede was. Hier egter ook is dit moontlik dat die onderwysers in hulle opmerkings bevooroordeeld was. Ondermekaartrouery word die meeste in die Kaapse en Transvaalse plaasskoolgroepe aangetref. Eienaardig genoeg, is daar in eersgenoemde groep meer gevalle van ondermekaartrouery sonder swakhede onder die knapper 10%, maar daar het omtrent driemaal so veel gevalle van ondermekaartrouery met begeleidende swakhede onder die dommes as onder die knappes voorgekom.

In die volgende tabel (55) rangskik ons die kinders van die onderste en boonste 10%-groepe volgens hulle *huistaal en die medium waardeur hulle onderrig ontvang.* Van kolomme (a) en (b) kan nie veel afgelei word nie. Watter afwykings daar ook al in hierdie kolomme mag wees is toe te skrywe aan seleksie van 'n socio-ekonomiese aard. Die aantal Engelssprekende kinders wat getoets is, is relatief baie min en vergelykings tussen die Engels- en Afrikaanssprekende groepe sal oor die algemeen nie geldig wees nie. Die kolomme van belang is die laaste drie. Daar is volgens kolom (c) betreklik min Engelse kinders wat onderrig in Afrikaans ontvang en dit lyk nie asof *dit* vir hulle benadeel nie. Inderdaad, word daar 'n bietjie meer van hulle onder die knap kinders as onder die dommes gevind. Uit die totaalsyfers onder kolom (d) lyk dit asof die kinders met Afrikaans as huistaal en Engels as voertaal wel 'n bietjie agtergehou word. In die stedelike gebiede is dit nie 'n nadelige faktor nie, blykbaar omdat die kinders buite skool in die daelikse omgang genoegsaam bekend raak met Engels. In die Vak- en Industrieskole, die Engelsmedium-skole en Karo-dorpskole sien ons duidelik dat daar proporsioneel meer van die Afrikaanssprekende kinders wat deur Engelsmedium onderrig ontvang onder die onderste 10% as onder die boonste 10% val.

Al is dit die geval, blyk dit tog uit die totaalsyfers dat die kwessie van taalmedium 'n minder belangryke en so te sê onbeduidende faktor is in vergelyking met die ander faktore wat ons hierbo behandel het. Dit doen egter niks af van die feit dat in die verlede, voordat die moedertaal-medium-beginsel algemeen aanvaar was, dit 'n baie aansienlike rol gespeel het wat betref die algemene onderwyspeil, veral van die Afrikaanssprekende kinders.

Hierdie is maar 'n paar van die menigte gevolgtrekkings wat kan gemaak word van die bogaande reeks van tabelle in verband met die boonste en onderste 10%.

**Tabel 55. — Huistaal en Voertaal.**

| Streek of Groep | (a) Huistaal en Med. Engels | (b) Huistaal en Med. Afrik. | (c) Huistaal Engels Med. Afrik. | (d) Huistaal Afrik. Med. Engels | (e) Huistaal Duits, Medium, Engels of Afrikaans |
|---|---|---|---|---|---|
| 1. Kaapse Plaasskole | | | | | |
| A. Boonste 10% | 1.6 | 98.5 | | | |
| B. Onderste 10% | | 100 | | | |
| 2. Transvaalse Plaasskole | | | | | |
| A. Boonste 10% | | 99.1 | 1.0 | | |
| B. Onderste 10% | | 99.0 | 1.1 | | |
| 3. Karodorpe en Kusstreke | | | | | |
| A. Boonste 10% | 8.8 | 90.4 | .8 | | |
| B. Onderste 10% | 5.4 | 94.1 | .3 | .3 | |
| 4. Namakwaland | | | | | |
| A. Boonste 10% | | 96.2 | 1.0 | 2.9 | |
| B. Onderste 10% | | 99.0 | 1.1 | | |
| 5. Transvaalse en Natalse Dorpe | | | | | |
| A. Boonste 10% | 15.6 | 74.7 | 1.0 | 6.8 | 2.0 |
| B. Onderste 10% | 12.2 | 74.8 | 2.0 | 9.8 | 1.2 |
| 6. Rand | | | | | |
| A. Boonste 10% | | 98.1 | 1.9 | | |
| B. Onderste 10% | 1.0 | 98.5 | .5 | | |
| 7. Ander Stedelike Skole | | | | | |
| A. Boonste 10% | 2.3 | 96.6 | | 1.1 | |
| B. Onderste 10% | 7.5 | 90.8 | .6 | 1.2 | |
| 8. Nedersettings | | | | | |
| A. Boonste 10% | | 97.0 | 3.1 | | |
| B. Onderste 10% | | 100 | | | |
| 9. Industrie- en Vakskole | | | | | |
| A. Boonste 10% | 13.5 | 79.3 | 6.1 | 1.2 | |
| B. Onderste 10% | 36.3 | 47.5 | 3.8 | 12.5 | |
| 10. Engelse en Engelsmedium Skole | | | | | |
| A. Boonste 10% | 83.4 | | | 3.4 | 13.4 |
| B. Onderste 10% | 46.7 | | | 20.0 | 33.3 |
| 11. Delwerye | | | | | |
| A. Boonste 10% | | 93.8 | 6.3 | | |
| B. Onderste 10% | | 92.7 | 7.3 | | |
| *Totaal* A. Boonste 10% | 7.9 | 88.0 | 1.4 | 1.8 | .6 |
| B. Onderste 10% | 6.9 | 88.8 | 1.1 | 2.7 | .5 |

(vi) *Gebrek aan intelligensie.*

Die probleem wat ons hierbo (bl. 127) aangeroer het in verband met ons bespreking van die kanse wat seuns het om seker rigtings in te slaan, kom hier ook weer voor, t.w.: Is daar nie seker perke wat die natuur aan verstandsvermoë stel—perke wat op sigself, afgesien van omgewingsinvloed, heeltemaal voldoende

sal wees om te verhinder dat 'n kind die hoër standerds van die skool bereik nie?

Dit is 'n baie moeilike vraagstuk want dit is feitelik onmoontlik om die „natuur"- of oorgeërfde (d.i. die suiwer embryologiese) faktore te skei van die omgewingsfaktore wat al vanaf die voorgeboortestadium werksaam is. Van die begin af oefen hierdie twee groepe van faktore so'n sterk wisselwerking op mekaar uit, dat dit absoluut onmoontlik is om hulle uitwerkings onderskeidelik te bepaal. Dit is alleen waar 'n mens in staat is om die een stel faktore konstant te hou, terwyl die ander afwissel, dat dit sal moontlik wees om die variasie van die ander presies te meet.* As ons dus seker kon wees dat die omgewingstoestande absoluut konstant is, dan sou die resultate van 'n vertroubare verstandstoets, wat op verskillende individue of verskillende groepe toegepas is, varieer volgens die afwisseling van die embryologiese faktore en sou as sulks 'n maatstaf wees van wat ons dan met reg die *aangebore verstand,* of die suiwer erflike element, kan noem. Die moeilikheid is dat die omgewingsfaktore so oneindig ingewikkeld en afwisselend in hulle uitwerking is, dat dit onmoontlik is om *seker* te wees dat 'n mens hulle absoluut konstant gehou het vir die individue of groepe, wat 'n mens getoets het.

As 'n mens, egter, sorgvuldig gestandaardiseerde verstandstoetse met 'n hoë mate van betroubaarheid (soos trouens ook die Suid-Afrikaanse Groepverstandstoetse besit — altans sover as wat die nuutste statistiese tegniek dit moontlik maak) gebruik, dan kan 'n mens die afwisseling te wyte aan opvoeding van 'n spesifieke aard of aan sekere meetbare omgewingsinvloede in 'n seker mate beperk. En al kan ons die afwisseling van die omgewingsfaktore nie juis verminder nie, kan ons tog die hoeveelheid van afwisseling in 'n seker mate bepaal, b.v. deur korrelasies met wat Spearman die *g*-faktor, of algemene intelligensie noem, en met die verskillende *s*-faktore wat van 'n meer spesifieke aard is—dikwels te wyte aan spesifieke opleiding en ontwikkeling.

---

* Dit is meer of min in hierdie rigting wat onlangs 'n baie omvangryke reeks van ondersoekings deur 'n groot span van sielkundiges in Amerika gemaak is. Hulle bevindings is gepubliceer in twee groot verslae: I. *Nature and Nurture; Their Influence upon Intelligence;* and II. *Nature and Nurture; Their Influence upon Achievement,* onder redaksie van G. M. Whipple (27th Yearbook of the National Society for the Study of Education. Public School Publishing Co., Bloomington, Ill. 1928.)

Die meeste wat ek bereid is om in hierdie verband af te lei van die verstandstoetsresultate, is dat (ofskoon ek weet dat hulle baie afhang van omgewing en ook van onderwys), hulle my in alle geval 'n sterk aanduiding verskaf om te vermoed dat aangebore verstand (d.i. die erflike element) 'n aansienlike rol speel in verband met hierdie verskynsels omtrent vertraging en vordering op skool.

Dit is 'n sterk vermoede alleen. Ek beskik nie oor 'n afdoende bewysrede wat 'n besliste voorstander van die alleenheersende mag van die omgewing sal kan oortuig nie.

Soos ons op bladsy 127 aangedui het, weet ons dat, wat ook al hierdie toetse mag meet, dit taamlik seker is dat solank as wat die vereistes van die skoolstanderds min of meer konstant bly, 'n leerling met 'n intelligensie-kwosiënt onderkant 84 nie in standerd VI sal kom nie. Die moontlikheid dat 'n kind met 'n I.K. onderkant 89, standerd VI sal deurkom en verder as standerd VI sal studeer, is baie gering. Daar is duisende kinders met 'n hoër I.K. wat druip, weens 'n gebrek aan ander hoedanighede buite en behalwe verstand. Die feit dat 'n kind 'n sekere mate van verstand besit, is geen waarborg dat hy die beste gebruik van al sy verstand sal maak nie. Ywer, volharding en ander temperamentseienskappe is ook van groot belang naas verstand, om sukses op skool te bepaal.

Wat ons hiermee wil aantoon is dat ons inderdaad nie 'n enkele kind aangetref het met 'n I.K. van onder 84 en 89 wat standerd VI en VII onderskeidelik *bereik het* nie.*

Soos ons op bl. 127 reeds aangetoon het is daar 7.6% van die hele skoolbevolking van 348,808 in die vier provinsies (syfers

---

* Dr. M. L. Fick het op grond van 'n uitgebreide verstandsopname met 'n Individuele Verstandstoets gevind dat 85 die laagste I.K. is waarmee 'n kind St. VI kan *deurkom* (Sien *Social and Industrial Review*, Okt. 1927).

Dit is waarskynlik dat diegene van die St. VI *geslaagdes*, wat in St. VII te lande gekom het, (en dit is die groep waarop die sielkundige navorser (Dr. Wilcocks) sy 89 I.K. grens baseer het), 'n hoër minimum I.K. sal hê, as die hele groep wat St. VI deurgekom het (waarop Dr. Fick sy 85 I.K. baseer het). Wat gewoonlik gebeur is dat sommige van die laasgenoemde groep (waarskynlik die swakstes) eenvoudig die skool verlaat na hulle St VI deur is, en dus nie in VII aangetref is nie. Dr. Fick het sy standerdsessers getoets voordat hulle vir die St. VI examen geskryf het, en het eers naderhand die I.K.'s van dié wat geslaag het, apart uitgewerk. Hierdie omstandigheid is 'n verklaring van die skynbare verskil tussen die I.K.-grense van Dr. Fick en Dr. Wilcocks.

vir 1930) wat onderkant die 84 I.K. en 15.6% wat onderkant die 89 I.K. staan.

In werklike getalle uitgedruk, het ons dan die volgende belangryke syfers: in die skole van die vier Provincies is daar vandag minstens 26,500 kinders wat weens blote gebrek aan verstand (soos gemeet deur verstandstoetse) nie standerd VI sal bereik, om van slaag nie eens te praat nie, en is daar minstens 54,400 wat nie 'n algemene onderwysontwikkeling met die deurkom van St. VI as eerste vereiste sal bereik nie. Natuurlik moet bygevoeg word: onder die teenwoordige omstandighede van ons skoolorganisasie, leerplan, en onderwysmethodes.

Van die laagste graad (d.w.s. morone, imbeciele, en idiote) is daar minder as 500 (van skoolouderdom) in die twee inrigtings vir swaksinniges te Alexandra (Kaapstad) en Witrand (Potchefstroom), waar hulle geskikte onderrig ontvang. Van die ander is daar 'n baie geringe getal (382) wat onderrig ontvang in speciale klasse of openbare skole. Die grootste gedeelte word aangetref in die gewone standerds waar hulle heel gou 'n las vir die onderwysers, vir die klas en vir hulself word. Die meeste van hulle vind dit uiters moeilik om skoolwerk te doen wat bokant hulle vermoë is met die gevolg dat hul uit selfverdediging anti-sociale neigings ontwikkel.

Die feit dat die meeste van hierdie leerlinge van verpligte skoolbesoek onthef word, wanneer hulle die ouderdomsgrens van 16 jaar bereik, en dat 'n klein gedeelte van die laagste grade van verstandelike gebrek nie in die openbare skole is nie, maar in inrigtings vir swaksinniges, maak natuurlik die getal subnormale leerlinge wat in die gewone skole aangetref word minder as wat hulle in werklikheid in die land is.

Subnormaliteit is in alle gevalle 'n kwessie van graad: dit varieer van diegene wat net onderkant die gemiddelde is (d.i. 100 I.K.) tot diegene wat op die laagste sport van die leer van verstandelike ontwikkeling staan, imbeciele en idiote. Die helfte van die skoolbevolking is natuurlik onderkant die gemiddelde (I.K. 100) en helfte bokant die gemiddelde, d.i. in 'n symmetriese of normale distribusie—wat die toets-resultate werklik aantoon. Die volgende syfers gebaseer op die toets-resultate van ons sielkundige navorser gee die getal leerlinge aan wat op die verskillende hoogtes van verstandelike ontwikkeling onderkant die gemiddelde in al die skole van die Unie aangetref word.

Die syfers in Tabel 56 gee ons 'n besef van die hopelose onvoldoende voorsiening (hierbo genoem) in ons hele onderwysstelsel vir kinders met 'n subnormale verstandsvermoë. In die eerste plek is speciale klasse op die gewone groot laer skole nodig, vir

**Tabel 56. — Intelligensieverdeling van skoolkinders in die Unie onderkant die gemiddelde.**

| Intelligensie | Percentasie | Getal in Unie. |
|---|---|---|
| Onder 100 I.K. | 50.00% | 174,404 |
| „ 95 „ | 33.70% | 117,548 |
| „ 90 „ | 20.05% | 69,936 |
| „ 85 „ | 10.34% | 36,067 |
| „ 80 „ | 4.55% | 15,871 |
| „ 75 „ | 1.74% | 6,069 |
| „ 70 „ | .59% | 2,058 |
| „ 65 „ | .26% | 907 |

dié soort kinders wat twee of drie jaar vertraag is, ook wat tussen omtrent 70 en 85 I.K. val en nie baie slegte psychopathiese neigings het nie. Daar sal elke kind, onder leiding van 'n bevoegde onderwyser, in die geleëntheid gestel word om min of meer na sy beste vermoë vordering te maak, onbelemmer deur die vasgestelde jaarlikse standerdverhogings. In plaas van herhaaldelik te druip en verneder en ontmoedig te word, het hy dan miskien die kans om die genot te smaak van self iets te presteer en sodoende sy selfrespek te behou. Selfs al sou die peil van sy kennis onderkant die gemiddelde wees, kan hy dan tog tenminste die wêreld met 'n paar gewenste karaktertrekke ingestuur word. Die speciale klas is 'n soort van eenman-skool, wat 'n taamlike verskeidenheid van bedrywighede binne die omvang van die groot skool aanbied. In 'n skool van 300 sal daar ongeveer 25-30 sulke leerlinge wees. 'n Onderwyser (onderwyseres) wat so'n klas neem, sal sy (haar) deel van die kwota leerlinge per onderwyser dra, en behalwe die extra materiaal wat nodig is, sal dit nie veel meer kos nie. Hierdie stelsel is met sukses in ander lande, asook in 'n paar skole in Suid-Afrika ingevoer, en dit behoort uitgebrei te word. Hoewel daar baie aan handewerk in so'n klas sal gedoen word is dit nie direkte beroepsopleiding wat hier beoog word nie, maar veeleer die ontwikkeling van die kind se liggaam en verstand, en boweal van sy karakter en sy emosies, deur hom soveel as moontlik die genot van suksesvolle eie prestasie te laat smaak. Origens, vernaamlik op die speelgrond, moet hierdie type van kind op gelyke voet met die ander kinders meng,—want per slot van rekening moet hy eendag sy lewe vind onder normale mense en moet dus nie afgeskei en tot sy eie nadeel beskerm word nie.

In die tweede plek behoort daar vir die definitief swaksinnige type, d.w.s. vir die laagste grade van verstandelike ontwik-

keling, voorsiening gemaak te word in die vorm van inrigtings—by voorkeur klein groep- of koloniestelsels verbonde aan 'n type van inrigting soos dié te Alexandra of Witrand.

Die ontoereikendheid van sodanige maatreëls tot dusver is natuurlik hoofsaaklik aan publieke vooroordeel toe te skrywe. Hierdie vooroordeel bestaan ook in ander lande, maar in baie gevalle is dit uit die weg geruim. Die volgende beskrywing van Angelo Patri, een van die beroemdste onderwysers in New York, is 'n weerspieëling van 'n typiese denkwyse wat al te dikwels ook in hierdie land aangetref word, en wat werklik die oorsaak van ons hele vertragingsprobleem is. Angelo Patri bespreek die klagtes waarna 'n skoolhoof moet luister:—

„Die volgende klagte het van 'n totaal verskillende bron gekom. Hierdie keer was dit Mary Ann se moeder wat gepraat het. Mary Ann is in die klas vir verstandelik agterlikes en sal in daardie klas bly, buite en binne die skool, tot in haar graf. Mary Ann se moeder is een van daardie type met die sportrok, 'n vroue-onderbaadjie so uit die ou doos, wat van voor 'n opvallende ry staalknope vertoon, 'n viewerige matrooshoed met 'n parmantige gansveer voorop. In haar erns gaan sy reguit na die onderwyser:

„Teacher dear, Mary Ann's doing foine, foine. She hasn't tore the baby since I don't know whin, and she's getting that civil you wouldn't believe it. Hardly a bad word out of her mouth now, and she goes to Sunday School with Bettie. I'm proud and thankful to ye. But that's not what I came to ask ye. Just drop them bastits you're having her makin', and them drills she fiddles her time away in and teach her to read. Teach her to read so that she can learn her catechism and save her immortal soul and then I don't care. But in God's name, *teach her to read.*"

Daar het u dit. Van die hoogste tot die laagste, die boek en boekkennis alleen sal 'n mens red. Dit sal selfs jou siel red. Baie ouers dink dat dit onderwys is. Hulle begeer kennis, boekkennis vir die kinders. Almaal, ryk en arm, wil hê dat hulle kinders in klein sierlike pakkies opgemaak word waarmee hulle kan spog. Hulle is bang vir vryheid, is bang dat die kind op natuurlike wyse sal grootword. Omdat dit die begeerte van die ouers is, word die skole met dié doel voor oë gebou,—'n boekskool, alle kamers eenders, alle banke eenders, die een kind net soos die ander een naas hom.*

Solank as wat ons middelbare onderwys beskou word as hoofsaaklik 'n voorbereiding vir die universiteit (in die belang

* Angelo Patri: *A Schoolmaster of the Great City.*—Macmillan bls. 56.

van die 2 of 3% wat dit werklik bereik) en die laer skool as 'n voorbereiding vir die hoër skool, sal ons te doen hê met die groot mate van vertraging en met die hoë eliminasie-syfers. In ons studie oor die eliminasie van leerlinge op skool het ons laat blyk dat 'n sekere percentasie geëlimineer sal word bloot weens gebrek aan verstand en dié vermoë om abstrak te dink, wat deur die meeste skoolvakke op meer gevorderde stadium vereis word.

As ons weer na die voorafgaande Tabel 56 kyk, is dit feitlik seker dat ongeveer 1/3de (d.i. omtrent 120,000) van die kinders wat vandag in die skole van die Unie is, nooit die kursus van middelbare onderwys (volgens die teenswoordige stelsel) sal deurloop nie, om die eenvoudige rede dat hul nie die verstand daarvoor het nie. 'n Uiters klein gedeelte van hulle sal miskien net die matrikulasie-mylpaal deur blote uithouvermoë bereik, maar vir praktiese doeleindes sal dit net tydverkwisting wees om hulle te probeer deurdruk. Dit is absoluut die maximum-grens, want daar is vandag inderdaad slegs 8% wat die kursus van middelbare onderwys voltooi.

Maar hier, net soos in die vorige hoofstukke, kom ons terug tot die wortel-oorsaak van die meeste van ons moeilikhede, en dit is die administratiewe dualisme in ons skoolstelsel. Die feit dat die provinciale onderwysstelsel as 't ware beperk is tot een (voorwaar 'n heel beperkte) type van middelbare onderwys, terwyl ander en meer afwisselende types deur 'n totaal verskillende departement onder die Unie-regering beheer word, en glad nie in verband staan met die provinciale laer en hoër skole nie, was vir denkende onderwysmanne wat die noodsaaklikheid daarvan besef het, altyd 'n struikelblok in die weg tot hervorming.

Van die 3,238 kinders in die Industrie-, Ambag-, Landbou- en Huishoudskole onder die Unie-Departement van Onderwys is ongeveer 62% twee jaar en meer vertraag in die skoolafdeling as ons vertraging bereken volgens die norm hierbo toegepas op die gewone laer en middelbare skole. 1,359 van die kinders is kragtens die Kinderbeskermingswet na Industrieskole gestuur, hoofsaaklik op grond van ongunstige huislike toestande, omdat hulle onbeheerbaar is, ens., en is, soos ons kan verwag, ver onderkant die gemiddelde onderwyspeil. Die vertragingsyfer van die laasgenoemde groep is 65%. Een geluk in verband met hierdie inrigtings is egter dat die kind, al sou hy in die skoolwerk, wat relatief 'n kleiner gedeelte van sy tyd in beslag neem as in die gewone skole, nie 'n hoë standaard bereik nie, tog ten minste in die geleëntheid gestel word om iets te presteer in die industriële en ambagswerk, waar die produk gesien en gewaardeer kan word, en waar dit werklike geldwaarde het.

## (vii) *Opsomming van Oorsake.*

Ons het hierbo gelet op die feit dat 44,000 kinders vertraag is; 'n feit wat aan definitiewe oorsake moet toegeskrywe word. Ons wil nou probeer om daardie oorsake hier kortliks saam te vat. Die twee onmiddellike oorsake van vertraging is:—

A. *Hoë Skool-aanvangsouderdom.* Dit mag 'n moontlike faktor nie meer as 20% (d.i. 9,000) van die gevalle wees nie. Waarskynlik is hierdie getal nog baie kleiner.

B. *Herhaaldelike Druiping.* Hieromtrent weet ons dat 40,000 minstens eenmaal gedruip het, 32,000 minstens tweemaal en 7,200 minstens driemaal. Hierdie getalle maak 91%, 73% en 17% respektiewelik van die totaal-aantal vertraagdes uit, alhoewel daar waarskynlik party onder hulle is wat nie vertraag is nie, en omgekeerd.

A en B moet weer beskou word as gevolge van ander oorsake wat dieper lê. Hoë skool-aanvangsouderdom (A) kan toegeskrywe word aan swak ekonomiese toestande, dun bevolking, kultuur-isolement en is waarskynlik nou verwant aan die grondoorsake van B.

Ons kan die ondergenoemde as grondoorsake van B (herhaaldelike druiping) aangee, gerangskik min of meer volgens hulle sterkte.

(a) *Gebrek aan intelligensie* is waarskynlik die grootste enkel oorsaak. Ons weet uit Tabel 56 dat daar, as gevolg van gebrek aan intelligensie soos blyk uit die verstandstoetse, 36,000 leerlinge in ons skole is met 'n I.K. onder 85; 15,500 met 'n I.K. onder 80 en 6,000 met 'n I.K. onder 75. Hierdie getalle maak respektiewelik 82%, 36% en 14% van die totaal-aantal vertraagdes uit, alhoewel daar waarskynlik party onder hulle is wat nie vertraag is nie, en omgekeerd. Natuurlik word die aantal punte wat 'n kind in 'n verstandstoets behaal in 'n hoë mate deur omgewingsfaktore (soos skoolonderrig, voeding en huislike toestande wat hom reeds van voor sy geboorte beïnvloed), asook deur oorerwing bepaal. Die uitslag van 'n verstandstoets is dus maar 'n baie indirekte en onseker aanduiding van laasgenoemde groep van faktore. Weens die manier waarop natuurlike teeltkeus in werking tree kan dit wees dat oorerwing met die omgewingsfaktore gepaard gaan. Dit lyk asof hulle 'n kumulatiewe uitwerking het, asof die een die ander versterk. As ons by voorbeeld die geval neem van 'n kind wat deur oorerwing met verstandelike en physiese kragte van 'n lae of swakke gehalte toegerus is, dan kan ons in baie gevalle ook verwag dat omgewingsfaktore soos verwaarlosing, ondervoeding, onhygiëniese lewenswyse, kultuur-

isolement, ens., hulle invloed tot 'n meerder of minder merkbare mate sal laat gelde. Ons het reeds in Hoofstuk III daarop gewys dat daar by die swakker types die neiging bestaan om na die armer en minder herbergsame streke te trek. Ongunstige natuur- en kultuurtoestande vererger dan hulle swakhede. By voorbeeld, weens gebrek aan onderwysfaciliteite in sulke streke moet die kinders baie ver loop om by die skool te kom en die meeste van hulle gaan op gevorderde ouderdom eers skool-toe. Ons vind dat die korrelasie tussen armoede en hoë aanvangsouderdom + .63 ± .09 is; tussen armoede en vertraging is dit + .77 ± .06; tussen vertraging en hoë aanvangsouderdom + .75 ± .06; tussen vertraging en die percentasie onder normaal (soos gevind deur toepassing van individuele toetse) + .82 ± .05. (Hierdie korrelasies is uitgewerk vir 'n verteenwoordigende groep van skole. Sien Tabel 64 hieronder.)

Hoë skool-aanvangsouderdom is op sigself waarskynlik die oorsaak van 'n sekere mate van aanvanklike, maar nie noodwendig permanente vertraging nie. Uit ons statistieke van die boonste en onderste 10% kinders, blyk dit duidelik dat daar ander oorsake in die spel kom, want, behalwe die feit dat hulle op gevorderde ouderdom skool begin, druip die swakkeres ook meer dikwels. Behalwe gebrek aan intelligensie, wat gedeeltelik deur hulle bepaal word, kan ons die ander grondoorsake van vertraging as volg opnoem, meer of min in die volgorde van hulle invloed:—

(b) *Ondervoeding en verwaarlosing;*

(c) *Swak gesondheid* (dit kan veroorsaak of vererger word deur (b));

(d) *Liggaamlike en verstandelike gebreke;*

(e) *Herhaaldelike verwisseling van skool* (baie min);

(f) *Afstand van die skool* (baie min);

(g) *Taalmedium-moeilikhede* (byna glad nie).

Hierdie faktore gaan byna almaal gepaard met armoede. Die verhouding tussen armoede en verstandelike en opvoedkundige agterlikheid sal in die volgende afdeling bespreek word.

### Armoede en Vertraging.

In die voorafgaande afdeling het ons die probleem van vertraging ontleed soos dit in die hele land onder alle klasse van skole en mense aangetref word. Die vraagstuk moes by wyse van 'n inleiding in hooftrekke aangegee word, want by gemis aan so'n algemene opname was daar in hierdie land tot nog toe geen maatstaf waarmee die sorgwekkende gevolge van hierdie

verskynsel in verband met ons hele skoolstelsel gemeet kon word nie, en dus was daar ook geen maatstaf in die geval van enkele faktore soos armoede of gebrek aan verstand as bykomende oorsake van hierdie verskynsel nie.

Soos ons hierbo reeds aangedui het, bestaan daar 'n verband tussen armblankedom en vertraging en ons sal hierin verdere gegewens opnoem wat meer bepaald op hierdie verwantskap betrekking het. Noukeurig beskou is dit eintlik die verband tussen *armoede* en vertraging wat ons hier bespreek Soos ons op bll. 6 en 292 aandui is die konnotasie van armblankedom eintlik enger as dié van armoede, en die verband hier geld vir armblankedom by implikasie.

(i) Vertraging en Ekonomiese toestand van omgewing.

**Tabel 57. — Mate van vertraging in verhouding tot mate van armoede (Unie).**

| Ekonomiese Toestand van Omgewing | (a) Getal Druipelinge | | | (b) Getal Vertraag | | | (c) Getal Armes | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| | Leerlinge | Druipelinge | % | Leerlinge | Getal vertr. | % | Huise | Getal Armes | % |
| A. Goed | 98,674 | 8,797 | 8.9 | 83,594 | 9,900 | 11.8 | 11,837 | 3,493 | 29.5 |
| B. Gemidelde | 178,301 | 21,462 | 12.0 | 186,198 | 28,166 | 15.1 | 26,841 | 12,820 | 47.8 |
| C. Swak | 78,888 | 9,861 | 12.5 | 76,886 | 17,520 | 22.8 | 10,179 | 6,475 | 63.6 |
| Totaal | 355,863 | 40,120 | 11.3 | 346,678 | 55,586 | 16.0 | 48,857 | 22,788 | 46.6 |

Hierdie gegewens is verkry deur sorgvuldig opgestelde vorms regstreeks aan die skole te stuur en die hoofde te versoek om die nodige informasie te verstrek. Dit was onmoontlik om alle skole in die Unie in te sluit en derhalwe het ons elke skoolinspekteur versoek om die helfte van die skole in sy inspeksiekring uit te kies wat die hele inspeksiekring verteenwoordig. Hulle moes toe die skole min of meer in drie hoofklasse verdeel, volgens die sosiaal-ekonomiese omstandighede van die ouers van die leerlinge.

Klas A. Skole wat meestal deur leerlinge wie se ouers *welgesteld* is besoek word.

Klas B. Skole wat meestal deur kinders van die *gemiddelde* of typiese inwoners van die distrik besoek word.

Klas C. Skole wat meestal deur kinders uit die *armste* seksie van die inwoners van die distrik besoek word.

By hierdie indeling moes die ekonomiese of maatskaplike standaard van die inspeksiekring in sy geheel as norm of maatstaf dien. Dit moes gestipuleer word, want volgens 'n absolute maatstaf sou dit heeltemaal moontlik wees dat wat in een gebied as ryk beskou word in 'n ander deel b.v. as middelmatig of gemiddeld sou beskou word, en wat in een deel gemiddeld is in 'n ander arm sou wees.

Terselfdertyd is dit duidelik gemaak dat in die groter openbare skole, waar die bevolking van verskillende sociaalekonomiese standaarde gemeng is, die indeling moeilik sou wees —alhoewel die omstandighede van die meerderheid die klas sou bepaal. In baie gevalle, veral in die groter dorpskole, was klassifikasie onmoontlik, en hulle moes uitgelaat word wat hierdie besondere punt betref. Alle vorms waaromtrent daar die minste twyfel bestaan het aangaande die noukeurigheid van die syfers, is uitgelaat. Oor die algemeen is die plattelandse of klein dorpskole waarskynlik oorwegend en om dié rede is die skole wat as voorbeeld gekies is, miskien effens onderkant die werklike gemiddelde van die land in sy geheel. Ons het dan ook gevind dat dit die geval is. Blykens bowestaande tabel is die gemiddelde percentasie vertraging volgens hierdie monster van skole uit die hele land 16%. Die *werklike* gemiddelde percentasie vir die hele Unie oor dieselfde getal jare geneem (1927, 1928, 1929) is 15%. Die punt wat ons deur middel van bowestaande tabel egter wou toelig is die relatiewe groter mate van druiping en van vertraging in armer skole: *Druiping* 12.5% in vergelyking met 8.9% in ryker klas skole; en *vertraging* 22.8% in vergelyking met 11.8% in die ryker klas skole.

Hiermee kan ons volstaan wat (a) druiping en (b) vertraging in die tabel betref. Die getal behoeftige leerlinge, (c), is verkry deur die onderwysers te versoek om alle huisgesinne wat in hul skole verteenwoordig word volgens hul sociaal-ekonomiese omstandighede in te deel, d.w.s. (1) Ryk; (2) Taamlik bemiddeld; (3) Arm; (4) Baie arm. Die laaste twee kolomme onder (c) van Tabel 57 gee die totale getal en percentasie behoeftige huisgesinne aan; t.w. dié wat tesaam in die twee klasse, (3) arm en (4) baie arm, val. Hierdie indeling is 'n onafhanklike bevestiging van die kant van die onderwysers van die ekonomiese indeling soos dit deur die inspekteurs gemaak is. Klas A het 29.5% arm en baie arm, klas B 47.8% en klas C 63.6%. Dit is wel opmerklik dat volgens die mening van onderwysers 46.6% van al die huisgesinne wat in hul skole verteenwoordig word, as „arm'' of „baie arm'' beskou moet word. Blykens hierdie hoë percentasie behoeftiges, en 'n nagenoeg ewe groot percentasie ou mense wat reken dat hul op grond van behoeftighid vir

ouderdomspensioen in aanmerking moet kom, is Suid-Afrika 'n land waar bykans die helfte van die blanke bevolking as „arm" beskou word.

Toestande moet dus óf hier erger wees as in enige ander land met so'n relatief-gevorderde kultuur en beskawing as dié waarop ons roem, óf ons opvatting van armoede moet heeltemaal verskillend wees. Laasgenoemde is waarskynlik die geval, want oor die algemeen beskou ons ons as 'n klein blanke aristokrasie gebou op 'n groot swarte fondament van naturelle. Verder is ons in Suid-Afrika geneig om toestande wat in sommige Europese lande miskien as middelmatig beskou sou word, in ons land *arm* te noem. Hierin het ons waarskynlik ook 'n rede waarom die houding van afhanklikheid van die ondersteuning van regeringsweë in hierdie land heers, selfs onder mense wat nie so arm is nie. (Sien Hoofstuk VII.)

**Tabel 58. — Mate van vertraging in verhouding tot mate van armoede (4 provinsies).**

| Ekonomiese Toestand van Omgewing. | Kaap | | Natal | | Transvl. | | O.V.S. | | Totaal | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| | % Vertraag | % Arm Gesinne | % Vertraag | % Arm Gesinne | % Vertraag | % Arm Gesinne | % Vertraag | % Arm Gesinne | % Vertraag | % Arm Gesinne |
| A. Ekonomies Goed | 11.7 | 29.9 | 3.1 | 8.6 | 12.2 | 28.2 | 13.8 | 43.1 | 11.8 | 29.5 |
| B. Ekonomies Gemiddeld | 15.1 | 52.4 | 9.8 | 33.8 | 15.5 | 45.9 | 16.7 | 45.5 | 15.1 | 47.8 |
| C. Ekonomies Swak | 23.3 | 65.6 | 14.4 | 36.6 | 23.4 | 65.9 | 18.9 | 53.7 | 22.8 | 63.6 |
| Totaal | 16.4 | 50.3 | 9.1 | 32.9 | 16.3 | 44.4 | 16.5 | 47.0 | 16.0 | 46.6 |

Let op die noue samehang tussen armoede en vertraging in elke provinsie.Net soos tevore sien ons hier ook dat daar in Natal die minste vertraging en armoede is. Die korrelasie-koëfficiënt tussen vertraging en armoede is vir die verskillende distrikte van die Unie bereken op die grondslag van gegewens betreffende 346,678 leerlinge en 48,857 huisgesinne in die Unie en dit werk uit op + .77 ± .057, wat nogal veelseggend is.

Tabelle soortgelyk aan Tabel 58 is vir elke streek in die Unie en vir skole van ses verskillende klasse en groottes opgestel. Dit sal te veel ruimte in beslag neem om hulle almal hier te gee. Ons sal egter die opsommingstabel vir die Unie aangee om die verskil tussen net twee klasse van skole aan te toon: (a) skole

met minder as 100 leerlinge, d.i. hoofsaaklik plattelandse skole, en (b) skole met meer as 100 leerlinge.

**Tabel 59. — Vertraging en Armoede in verhouding tot grootte van skole in die Unie.**

*(a) Skool met minder as 100 leerlinge (d.w.s. hoofsaaklik klein plattelandse skole).*

| Ekonomiese toestand van omgewing | % Vertraag | % Uit behoeftige gesinne |
|---|---|---|
| A. Goed | 18.6 | 45.8 |
| B. Gemiddeld | 19.0 | 53.0 |
| C. Swak | 24.4 | 65.3 |
| Totaal: | 21.0 | 56.8 |
| *(b) Skole met meer as 100 leerlinge.* | | |
| A. Goed | 10.7 | 26.6 |
| B. Gemiddelde | 14.0 | 46.1 |
| C. Swak | 21.5 | 61.8 |
| Totaal: | 14.3 | 42.7 |

(ii) Ontleding van beroep en ekonomiese toestand van ouers van vertraagde kinders.

Voorafgaande syfers geld vir alle kinders en dui definitief 'n hoë korrelasie tussen vertraging en armoede aan. Om 'n bietjie dieper op die vraagstuk in te gaan, het ons as monster 'n onuitgesogte groep van 5,000 uit meer as 20,000 vertraagde kinders omtrent wie ons volledige inligting ingewin het, geneem en toe 'n specifieke ontleding gemaak van die beroepe van hul ouers sowel as van hul huislike omstandighede, ten einde te antwoord op die vraag: *Uit welke strata van ons maatskappy kom hierdie vertraagde kinders eintlik?*

As ons kyk na die kolom heeltemaal aan die regterkant van Tabel 60, merk ons op dat 55% van die vertraagde kinders uit die boerebevolking voortspruit, en 26% uit die ongeskoolde arbeidersklas. Hierdie percentasies, selfs as ons in ag neem dat hierdie klasse groter gesinne het, is hoegenaamd nie eweredig met die werklike grootte van hierdie seksies van ons bevolking nie; t.w. 30% van die manlike bevolking by 15 jaar is in die boerderybedryf en 7% in ongeskoolde arbeid, terwyl die geskoolde en halfgeskoolde arbeiders 25% van ons manlike bevolking uitmaak. Uit die geskoolde en half-geskoolde seksie spruit

daar relatief sowel as absoluut baie minder vertraging (slegs 8.3%) as uit enigeen van die hierbo genoemde groepe. Dieselfde geld vir die ander beroepe. Die handelseksie van die bevolking bestaan uit 8%, en daaruit spruit 4% van die vertraagde leerlinge voort. Klerke en die staatsdiens maak 9% van die bevolking uit en die vertragings-percentasie in hierdie geval is 3.7. Ten slotte spruit daar 1% van die getal vertraagde leerlinge voort uit die professies, wat 3.6% van die manlike bevolking uitmaak .

Die beroep op sigself, hoewel dit in 'n sekere mate lig werp op die erflikheidsfaktore waarmee rekening gehou moet word, en op die moontlike toestand van die huislike omgewing, help ons

**Tabel 60. — Ekonomiese toestand en beroep van ouers van vertraagde kinders.**

| Beroep. | Ekonomiese toestand | | | | Totaal (met inbegrip van diegene van wie se ekonomiese toestand geen melding gemaak is nie) |
|---|---|---|---|---|---|
| | Goed | Gemid. | Swak en baie swak | Totaal | |
| | % | % | % | % | % |
| Boerdery | 10.76 | 24.45 | 64.79 | 100.00 | 55.48 |
| Ongeskoolde Arbeid | 3.55 | 18.41 | 78.04 | 100.00 | 26.06 |
| Nywerheid (gesk. en gedeelt. gesk.) | 6.1 | 29.58 | 64.32 | 100.00 | 8.30 |
| Handel | 19.54 | 43.68 | 36.78 | 100.00 | 3.97 |
| Kantore en Staatsdiens | 31.25 | 29.69 | 39.06 | 100.00 | 3.65 |
| Professies | 44.42 | 38.92 | 16.66 | 100.00 | 1.07 |
| Gemengd | 11 | 47 | 42 | 100.00 | 1.47 |
| Totaal: | 9.62 | 24.25 | 66.13 | 100.00 | 100.00 |

nie altyd nie. Dit is opmerklik dat minder as 10% van die 44,000 vertraagde kinders uit huise kom wat as ekonomies goed beskou kan word, terwyl 2/3des (29,000) van hulle uit huise kom waar werklik behoeftigheid aangetref word. 23% (10,000) van hulle word ingedeel as *baie behoeftig.*

Met die oog op die groot getal vertraagde leerlinge wat van die boerebevolking afkomstig is, het ek daardie groep nog verder ontleed Ek vind dat 57% van hulle behoort tot die landlose boerebevolking, (18% is huurders en 39% is bywoners) en 65% van hulle is behoeftig.

**Tabel 61. — Ontleding van boere-groep wat ouers van vertraagde kinders is.**

| | Grond-eienaar | | Grond-huurder | | Bywoner | | Totaal | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| | % | | % | | % | | % | |
| **Ekonomies Goed** | 20.97 | | 2.27 | | .47 | | 10.76 | |
| **Gemiddeld** | 40.14 | | 19.81 | | 9.25 | | 24.45 | |
| **Swak** | 33.33 | 38.9 | 54.87 | 77.9 | 53.13 | 90.3 | 43.75 | 64.8 |
| **Baie Swak** | 5.56 | | 23.05 | | 37.15 | | 21.03 | |
| | 100 | | 100 | | 100 | | 100 | |

Uit Tabel 61 word opgemerk dat die betreklike groot percentasie vertraagde leerlinge wat van die boerebevolking afkomstig is, hoofsaaklik toe te skrywe is aan die behoeftige omstandighede van die boer sonder grond—78% van die boere wat grond huur, en 90% van die bywoners word as definitief behoeftig ingedeel. Uit die totaal is 65% of *arm* of *baie arm*.

Hierdie tabel dui ook min of meer aan die percentasie vertraagde leerlinge wat van *armblankes op de platteland afkomstig is*. Precies in syfers uitgedruk is dit 65% van 57% van 44,000, d.i. ongeveer 16,000 van die leerlinge wat vandag 2 jaar en meer vertraag is. Dié is afkomstig van armblankes op die platteland.

So ook is in die geval van ongeskoolde arbeiders, ouers van vertraagde kinders, 47% (5,400) arm, en 31% (3,500) baie arm. D.w.s. 8,900 van die vertraagde kinders kom van behoeftige en baie behoeftige ongeskoolde arbeiders. 25,000 van die 44,000 vertraagde leerlinge wat vandag in ons skole is, is derhalwe kinders van armblankes uit die boere- en ongeskoolde arbeidersklas tesaam. Op dieselfde wyse kan ons ook die ander groepe ontleed.

Ofskoon hierdie syfers maar 'n growwe aanduiding is kan ons nogtans tot geen ander gevolgtrekking kom nie as: *armblankedom verwek armblankedom.* Die merendeel van hierdie kinders is uit huisgesinne wat uit potensiële, indien nie werklike armblankes bestaan. Hulle word onder die ongunstigste omstandighede groot, wat oorerwing sowel as omgewing betref. Hulle gaan na skool en in plaas van daar gerehabiliteer te word sodat hulle nuttige burgers kan wees, burgers met selfrespek, alhoewel nie intelligent nie, moet hulle op skool herhaaldelik mislukking smaak.

P

Hopeloos vertraag verlaat hulle die skool met 'n definitiewe gevoel van minderwaardigheid omdat hulle nooit iets kon presteer of sukses kon smaak nie; en hulle val eenvoudig terug in die moeras van armblankedom waaruit die skool hulle moes gered het.

Die aandag moet egter gevestig word op die feit dat bogegenoemde opmerkings van toepassing is op die vertraagde kinders ('n besondere groep) en daardeur word nog glad nie bedoel dat die skool hoegenaamd geen goed doen in die geval van baie ander behoeftige kinders, en hul nie behoorlik aan die gang help op hul lewensbaan nie.

(iii) Verstandelike peil, armblankedom en vertraging.

In die voorafgaande Tabel 56 het ons die indeling van die hele skoolbevolking wat onder die 100-I.K.-punt val aangegee. Ten einde aan te toon in hoeverre gebrek aan verstand 'n moontlike faktor is wat vertraging onder die kinders van armblankes veroorsaak, gee ons hieronder (Tabel 62) 'n vergelykende staat waarin ons hulle met die normale of totaalgroep vergelyk. Ons kan die absolute getalle hier nie aangee nie omdat ons ongelukkig nie weet hoeveel armblankekinders in ons skole is nie. Nogtans is dit die relatiewe verhouding wat van waarde is en dit is wat ons hieronder aangee. Vir hierdie syfers is ek verskuldig aan die Sielkundige Navorser en die leser word in hierdie verband verwys na sy verslag. (Hoofstuk XII.)

**Tabel 62.—Vergelyking van kinders van armblankes met dié van gehele bevolking, wat betref intelligensieverdeling.**

| Intelligensiepeil. | Gehele Bevolking. | Armblankes. |
|---|---|---|
| Onder 100 I.K. | 50.00% | 60.9% |
| „ 90 „ | 20.00% | 26.9% |
| „ 80 „ | 4.55% | 6.7% |
| „ 70 „ | .59% | .8% |

In die voorafgaande afdelings het ons reeds aangedui watter rol gebrek aan verstand speel in verband met die veroorsaking van vertraging in die geval van die hele skoolbevolking. As ons nou by die armblankekinders kom, vind ons dat die moontlikheid dat hul weens gebrek aan verstand vertraag word (afgesien nog van die ander faktore) baie groter is.

Terwyl daar in die geval van die hele bevolking 15.6% van die kinders is wat nie, as *'n absolute minimum,* in staat sal wees om standerd VI deur te kom en verder te studeer nie, het




Grafiek 8.– Kaart (a) met areas waarin Unie verdeel is vir die doel van hierdie opname. Grenslyne en nommers in Rooi. (b) Aanwysende digtheid van Blanke bevolking: 1926 Census. Elke stippel verteenwoordig 100 persone.

ons in die geval van die armblankes 23.3% wat net weens gebrek aan verstand nie daardie standaard van onderwys onder ons teenswoordige stelsel sal bereik nie. Soos hierbo vermeld, is daar eintlik 'n baie groter gedeelte wat nie hierdie onderwyspeil bereik nie omdat daar so baie ander faktore behalwe intelligensie is, waardeur die vordering op skool beïnvloed word. Sien in hierdie verband hoofstuk IV betreffende die kanse vir werk vir die armblankekind wat verstandelik en wat skoolopleiding betref, aan hierdie beperkings onderhewig is.

(iv) Geografiese en ander omgewingsfaktore.

Daar is meer as 400 magistraatsdistrikte in die Unie. Ek het die grootste gedeelte van my gegewens ingesamel volgens distrikte, en dit was vir my baie moeilik om 'n vergelyking te tref, want in die eerste plek is die grense van die magistraatsdistrikte waarvolgens 'n gedeelte van die informasie ingewin is, nie dieselfde as die van skoolraaddistrikte nie, en in die tweede plek, sou die groot getal distrikte alle berekening, veral korrelasie, uiters tydrowend maak. Ek het derhalwe alle distrikte van die Unie volgens bygaande kaart in 25 gebiede verdeel.

Die gebiede 24 en 25 bestaan onderskeidelik uit die Transkeigebied en Zoeloeland. Die streke is buite beskouing gelaat by die berekening van korrelasie. Die ander distrikte is as volg ingedeel:—

*Name van distrikte ingedeel in gebiede.* (Sien Kaart.)

A. KAAPPROVINCIE.

(1) *Westelike Kaapprovincie.*

Kaap, Wynberg, Simonstad, Bellville, Stellenbosch, Somerset-Wes, Paarl, Wellington, Tulbagh, Malmesbury, Piquetberg, Worcester, Robertson, Montagu en Caledon.

(2) *Kaapse kusstreek.*

Bredasdorp, Swellendam, Riversdal, Mosselbaai, George, Knysna, Humansdorp.

(3) *Oudtshoorn, ens.*

Ladismith, Oudtshoorn, Uniondale.

(4) *Prins-Albert, ens.*

Laingsburg, Prins-Albert, Willowmore, Steytlerville, Jansenville, Pearston.

(5) *Centrale Karo.*

Beaufort-Wes, Aberdeen, Murraysburg, Graaff-Reinet, Richmond, Victoria-Wes, Hanover, De Aar, Britstown, Philipstown, Colesberg, Venterstad.

(6) *Noordwestelike Karo.*

Ceres, Calvinia, Sutherland, Fraserburg, Williston, Carnarvon,

Prieska, Kenhardt.

(7) *Kalahari.*

Gordonia, Kuruman, Hay, Vryburg, Mafeking, Taungs.

(8) *Grikwaland-Wes.*

Barkly-Wes, Kimberley, Herbert, Hopetown.

(9) *Oostelike Provincie (Binneland).*

Middelburg, Steynsburg, Maraisburg, Cradock, Somerset-Oos, Bedford, Adelaide, Fort-Beaufort, Stockenstrom, Victoria-Oos, Kingwilliamstown,, Stutterheim, Cathcart, Queenstown, Tarka, Glen-Grey, Sterkstroom, Molteno, Wodehouse, Elliot, Barkly-Oos, Maclear, Lady-Grey, Aliwal-Noord, Herschel, Albert, Indwe.

(10) *Oostelike Provincie (Kus).*

Uitenhage, Alexandria, Albany, Bathurst, Peddie, OosLonden, Komgha, Port-Elizabeth.

(11) *Namakwaland.*

Clanwilliam, Namakwaland, Vanrhynsdorp.

B. ORANJE-VRYSTAAT.

(12) *Suidelike Vrystaat.*

Fauresmith, Philippolis, Bethulie, Rouxville, Smithfield, Trompsburg, Edenburg, Reddersburg, Dewetsdorp, Thaba 'Nchu, Bloemfontein, Brandfort.

(13) *Westelike Vrystaat.*

Jacobsdal, Boshof, Hoopstad, Bothaville.

(14) *Noordelike Vrystaat.*

Winburg, Senekal, Ventersburg, Kroonstad, Lindley, Heilbron, Reitz, Vrede, Frankfort, Vredefort.

(15) *Oostelike Vrystaat.*

Zastron, Wepener, Ladybrand, Ficksburg, Fouriesburg, Bethlehem, Harrismith.

C. NATAL.

(16) *Noordwestelike Natal.*

Paulpietersburg, Utrecht, Newcastle, Dundee, Vryheid, Helpmekaar, Umsinga, Weenen, Kliprivier, Bergville.

(17) *Suidwestelike Natal.*

Estcourt, Empendhle, Himeville, Polela, Ixopo, Richmond, Camperdown, Pietermaritzburg, Lion's River, New Hanover, Umvoti, Kranskop, Mapumulo, Nogtsche.

(18) *Natalse kusstreek.*

Alfred, Port-Shepstone, Umzinto, Pinetown, Inanda, Benede-Tugela, Durban.

D. TRANSVAAL.

(19) *Hoëveld.*

Piet-Retief, Wakkerstroom, Standerton, Ermelo, Carolina, Bethal, Belfast, Heidelberg, Witbank, Vereeniging.

(20) *Westelike Transvaal.*

Potchefstroom, Klerksdorp, Wolmaransstad, Bloemhof, Christiana, Schweizer-Reneke, Lichtenburg, Ventersdorp.

(21) *Witwatersrand.*

Krugersdorp, Johannesburg, Germiston, Benoni, Boksburg, Springs.

**Brakpan.**

(22) *Noordwestelike Transvaal.*

**Pretoria, Brits, Rustenburg, Marico, Waterberg, Potgietersrust.**

(23) *Noordoostelike Transvaal.*

**Pietersburg, Zoutpansberg, Letaba, Pelgrimsrust, Lydenburg, Middelburg, Barberton.**

Hierdie gebiede is nie somaar na willekeur geneem nie, maar is aldus ingedeel, na oorleg met deskundiges op verskillende gebiede, soos byv. landbou, meteorologie, ens. Ons het self deur al hierdie gebiede gereis en 'n noukeurige studie van die maatskaplike en ekonomiese toestande van baie van hulle gemaak; derhalwe was ons in staat om 'n groot aantal faktore in aanmerking te neem. Ons het nie alleen probeer om die grense so vas te stel dat dit nie grense van skoolraaddistrikte, ens., sny nie, maar ons het ook faktore soos spoorweë, ander verkeersmiddele, landboutoestande, ens., in aanmerking geneem. Oor die algemeen het ons probeer om die gebiede so homogeen moontlik te maak wat betref die ekonomiese, maatskaplike, en kulturele toestande.

In die volgende Tabel 63 gee ons 'n ontleding van vertraging soos dit in hierdie verskillende gebiede aangetref word. Let in die eerste plek op die verbasende verskil tussen die gebiede. Die redes hiervoor sal ons kortliks hieronder aangee. In die tweede plek is dit opmerklik dat meisies deurgaans minder vertraag is as seuns. Die gemiddelde ouderdom van meisies in elke standerd is ook laer as dié van seuns vir dieselfde standerd. Ek het probeer uitvind of die seuns nie miskien later begin skoolgaan as die meisies nie. Daar is egter geen aanmerklike verskil nie. Meisies is miskien leersamer, meer pliggetroue werkers op skool en maak deur die bank beter vordering. Die seuns het meer wat hul aandag aftrek buitenshuis en na skoolure: heel wat georganiseerde spele in stede sowel as op die platteland, baie werk op die plase deurdat hulle hul ouers help. Ons het geen bewys om aan te neem dat daar enige verskil in aangebore talent tussen seuns en meisies bestaan nie.

In Tabel 64 word die meeste van die gegewens wat ek versamel het, vir elkeen van hierdie provincies op 'n nasionale skaal opgesom. In Tabel 65 word die korrelasie-koëfficiënte tussen hierdie reeks van opnames aangegee. Ons het natuurlik meer gegewens van 'n dergelyke aard slegs vir gedeeltes van die land, en as 'n mens daarop alleen sou gaan sou jy soms tot sensasiewekkende gevolgtrekkings kan kom. Hoewel sulke konklusies geldig sou wees vir 'n klein gebied, het ons geen waarborg dat hulle vir die land as 'n geheel sou geld nie, omdat die gevaar

**Tabel 63. — Geografiese indeling volgens gebiede waar seuns en meisies twee jaar en meer vertraag is in alle standerds (syfers vir 1930).**

| Naam van Gebied | SEUNS | | | MEISIES | | | TOTAAL | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| | Getal Leer-linge | Getal vertraag | Percen-tasie | Getal Leer-linge | Getal vertraag | Percen-tasie | Getal Leer-Linge | Getal vertraag | Percen-tasie |
| 1. Westelike Kaapprovincie | 23,995 | 2,375 | 9.90 | 22,473 | 1,902 | 8.46 | 46,468 | 4,277 | 9.20 |
| 2. Kaapse Kusstreek | 6,837 | 944 | 13.81 | 6,286 | 767 | 12.20 | 13,123 | 1,711 | 13.04 |
| 3. Oudtshoorn, ens. | 3,208 | 395 | 12.31 | 2,930 | 278 | 9.49 | 6,138 | 673 | 10.96 |
| 4. Prince Albert, ens. | 2,211 | 334 | 15.11 | 2,028 | 253 | 12.48 | 4,239 | 587 | 13.85 |
| 5. Centrale Karo | 3,871 | 601 | 15.53 | 3,602 | 444 | 12.33 | 7,473 | 1,045 | 13.98 |
| 6. N. W. Karo | 4,063 | 753 | 18.53 | 3,764 | 555 | 14.74 | 7,827 | 1,308 | 16.71 |
| 7. Kalaharie | 3,640 | 690 | 18.96 | 3,420 | 522 | 15.26 | 7,060 | 1,212 | 17.17 |
| 8. Grikwaland Wes | 3,528 | 439 | 12.44 | 3,488 | 340 | 9.75 | 7,016 | 779 | 11.10 |
| 9. Oostelike Provincie (Binneland) | 9,481 | 1,382 | 14.58 | 8,088 | 937 | 11.59 | 17,569 | 2,319 | 13.20 |
| 10. Oostelike Provincie (Kus) | 9,965 | 1,244 | 12.48 | 9,171 | 825 | 9.00 | 19,136 | 2,069 | 10.81 |
| 11. Namakwaland | 2,311 | 535 | 23.15 | 2,219 | 421 | 18.97 | 4,530 | 956 | 21.10 |
| Totaal Kaapprovincie : | 73,110 | 9,692 | 13.26 | 67,469 | 7,244 | 10.74 | 140,579 | 16,936 | 12.05 |
| 12. Suidelike Vrystaat | 7,408 | 1,128 | 15.23 | 7,199 | 965 | 13.40 | 14,607 | 2,093 | 14.33 |
| 13. Westelike Vrystaat | 2,555 | 437 | 17.10 | 2,466 | 345 | 13.99 | 5,021 | 782 | 15.57 |
| 14. Noordelike Vrystaat | 8,696 | 1,408 | 16.19 | 7,874 | 953 | 12.10 | 16,570 | 2,361 | 14.25 |
| 15. Oostelike Vrystaat | 4,676 | 837 | 17.90 | 4,225 | 611 | 14.46 | 8,901 | 1,448 | 16.27 |
| Totaal-Oranje Vrystaat : | 23,335 | 3,810 | 16.33 | 21,764 | 2,874 | 13.21 | 45,099 | 6,684 | 14.82 |
| 16. Noordwestelike Natal | 2,968 | 374 | 12.60 | 2,842 | 329 | 11.58 | 5,810 | 703 | 12.10 |
| 17. Suidwestelike Natal | 3,013 | 229 | 7.60 | 2,660 | 187 | 7.03 | 5,673 | 416 | 7.33 |
| 18. Natalse Kusstreek | 7,971 | 579 | 7.26 | 6,907 | 385 | 5.57 | 14,878 | 964 | 6.48 |
| Totaal Natal : | 13,952 | 1,182 | 8.47 | 12,409 | 901 | 7.26 | 26,361 | 2,083 | 7.90 |
| 19. Transvaalse Hoëveld | 9,295 | 1,664 | 17.90 | 7,993 | 1,023 | 12.80 | 17,288 | 2,687 | 15.54 |
| 20. Westelike Transvaal | 11,478 | 2,225 | 19.38 | 10,222 | 1,483 | 14.51 | 21,700 | 3,708 | 17.09 |
| 21. Witwatersrand | 27,516 | 2,476 | 9.00 | 25,605 | 1,765 | 6.89 | 53,121 | 4,241 | 7.98 |
| 22. Noordelike Transvaal | 16,187 | 3 346 | 20.67 | 14,831 | 2,414 | 16.28 | 31,018 | 5,760 | 18.57 |
| 23. Noordoostelike Transvaal | 5,451 | 1,224 | 22.45 | 4,906 | 835 | 17.02 | 10,357 | 2,059 | 19.88 |
| Totaal Transvaal : | 69,927 | 10,935 | 15.64 | 63,557 | 7,520 | 11.83 | 133,484 | 18,455 | 13.83 |
| 24. Transkei } Naturellegebiede | 1,473 | 181 | 12.29 | 1,189 | 104 | 8.75 | 2,662 | 285 | 10.71 |
| 25. Zoeloeland } Naturellegebiede | 324 | 46 | 14.20 | 299 | 37 | 12.37 | 623 | 83 | 13.32 |
| TOTAAL VIR UNIE : | 182,121 | 25,846 | 14.19 | 166,687 | 18,680 | 11.21 | 348,808 | 44,526 | 12.79 |

bestaan dat 'n mens deur middel van drogredenering gegewens in 'n besondere geval op die land as 'n geheel toepas. Om dié rede het ek hier by voorkeur feite aangegee wat alle soorte van toestande in die Unie dek. Al is hierdie uitslae miskien ook nie so indrukwekkend nie, is hulle nogtans die naaste wat ons kon kom tot gevolgtrekkings van *algemene toepassing* en derhalwe van wetenskaplike waarde, betreffende die land as 'n geheel.

In kolom *A* van Tabel 64 gee ek die *belasbare inkomste* per hoof van die blanke bevolking in elke gebied vir die jare 1926-27.* Onmiddellik langsaan elke kolom word die rangorde volgens grootte van elkeen van hierdie opmetings aangegee; rangorde (1) staan altyd vir die grootste getal, rangorde (2) op een na die grootste, tot onder uit, heeltemaal afgesien van die feit dat sommige getalle tekortkomings aandui en ander getalle positiewe bates.

Op Bl. 86 het ons reeds verwys na die beperkings van belasbare inkomste, as 'n maatstaf van ekonomiese toestand. Gebiede waar boerdery die vernaamste bedryf is, sal, alhoewel dit nie noodwendig armer hoef te wees nie, kleiner belasbare inkomste aantoon as ander gebiede met 'n stedelike of gedeeltelik stedelike bevolking, want die boerebevolking betaal betreklik min inkomstebelasting. In Natal en in ander dele waar daar 'n aansienlike Indiër- of naturelle-bevolking is wat belasbare inkomste het, sal die *per capita* syfer bereken op blankes alleen noodwendig ietwat hoër wees. By gemis van enige ander maatstaf wat vir ons 'n betreklik eenvormige middel vir vergelyking van alle distrikte sou wees, was ons egter verplig om hierdie een te gebruik.

In sommige opsigte is dit nie juis 'n slegte maatstaf nie, veral as die gebied taamlik groot is sodat daar verskillende types van beroepe aangetref word. As die gebied 'n sekere aantal professionele en handelsmanne, wat die meeste inkomstebelasting moet betaal kan dra, is hulle belasbare inkomste tot op sekere hoogte 'n aanduiding van die rykdom van daardie gemeenskap. Namate die inherente rykdom in daardie gebied groter is, kan dit meer van hierdie type van persone dra.

Omdat digtheid van bevolking 'n belangryke faktor in verband met die distribusie van rykdom is, gee ons in kolom *B* die belasbare inkomste ook per vierkante myl. Die rangordes is hier 'n bietjie verskillend, alhoewel daar 'n korrelasie van $+ .89 \pm .03$ tussen A en B is.

---

* Die relatiewe posisie van die gebiede betreffende belasbare inkomste gebaseer op die Census van 1931 bly feitelik dieselfde en maak dus geen onderskeid in ons gevolgtrekkings nie.

**Tabel 64. — Tabel om aan te toon die absolute en relatiewe verskille in Klimaats-, Ekonomiese, Sociale en Onderwystoestande in verskillende streke van die Unie van Suid-Afrika.**

| No. | Gebied | A Inkomste per hoof £ | Rang | B Inkomste per v.k. myl £ | Rang | C Digtheid van populasie | Rang | D Reënval in Duime | Rang | E % Verandering p'landse bevolking 1911-1921 | Rang | F Behoeftige gesinne (monster) % | Rang | G Vertraging (werklik) % | Rang | H Vertraging (monster) % | Rang |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| 1. | West. Provincie | 40.6 | 4 | 864.3 | 3 | 21.3 | 3 | 21.36 | 11 | + 7.5 | 12 | 44.0 | 17 | 9.2 | 20 | 11.9 | 19 |
| 2. | Kaapse Kus | 8.4 | 20 | 50.5 | 15 | 6.0 | 5 | 20.70 | 14 | +10.7 | 10 | 57.7 | 7 | 13.0 | 15 | 18.7 | 10 |
| 3. | Oudtshoorn, ens. | 7.5 | 22 | 43.8 | 16 | 5.9 | 6 | 12.42 | 18 | - 12.5 | 20 | 70.0 | 2 | 11.0 | 18 | 17.4 | 12 |
| 4. | Prin Albert, ens. | 7.6 | 21 | 11.5 | 20 | 1.5 | 18 | 7.95 | 21 | - 15.6 | 21 | 66.5 | 3 | 13.9 | 13 | 20.1 | 7 |
| 5. | Sentrale Karo | 24.6 | 11 | 30.2 | 17 | 1.2 | 19 | 10.61 | 20 | - 8.9 | 17 | 46.8 | 13 | 14.0 | 12 | 21.5 | 5 |
| 6. | N.W Karo | 9.5 | 18½ | 5.9 | 21 | .6 | 22 | 6.54 | 22 | - 6.3 | 16 | 61.0 | 5 | 16.7 | 6 | 24.4 | 4 |
| 7. | Kalaharie | 10.3 | 17 | 4.9 | 22 | .5 | 23 | 11.80 | 19 | +14.8 | 9 | 62.3 | 4 | 17.2 | 4 | 26.9 | 2 |
| 8. | Grikwaland Wes | 28.4 | 7 | 90.9 | 9 | 3.2 | 15 | 13.63 | 17 | +15.1 | 8 | 41.9 | 18 | 11.1 | 17 | 15.9 | 14 |
| 9. | Oost. Prov. (bin.) | 25.4 | 9½ | 83.3 | 12 | 3.3 | 14 | 20.74 | 13 | - 12.2 | 19 | 48.6 | 11 | 13.2 | 14 | 15.8 | 15 |
| 10. | Oost. Prov. (kus) | 37.5 | 5 | 480.2 | 4 | 12.8 | 4 | 21.4 | 10 | + 1.9 | 14 | 36.8 | 19 | 10.8 | 19 | 12.8 | 18 |
| 11. | Namakwaland | 4.7 | 23 | 3.4 | 23 | .7 | 21 | 6.4 | 23 | +27.7 | 4 | 72.3 | 1 | 21.1 | 1 | 29.7 | 1 |
| 12. | Suid. Vrystaat | 30.8 | 6 | 127.5 | 6 | 4.1 | 11 | 16.93 | 16 | - 12.0 | 18 | 49.4 | 10 | 14.3 | 10½ | 14.2 | 17 |
| 13. | West. Vrystaat | 9.5 | 18½ | 19.6 | 19 | 2.1 | 17 | 18.09 | 15 | - 23.3 | 22 | 45.7 | 15 | 15.6 | 8 | 19.6 | 8 |
| 14. | Noor. Vrystaat | 20.9 | 12 | 102.4 | 8 | 4.9 | 8½ | 24.20 | 8 | - 6.2 | 15 | 46.3 | 14 | 14.3 | 10½ | 17.2 | 13 |
| 15. | Oost. Vrystaat | 17.9 | 15 | 87.1 | 10 | 4.9 | 8½ | 26.46 | 7 | - 25.3 | 23 | 47.4 | 12 | 16.3 | 7 | 14.4 | 16 |
| 16. | Noordwest. Natal | 25.4 | 9½ | 64.4 | 14 | 2.5 | 16 | 35.79 | 3 | +21.3 | 6 | 32.8 | 20 | 12.1 | 16 | 11.8 | 20 |
| 17. | Suidwest. Natal | 43.1 | 3 | 163.3 | 5 | 3.8 | 13 | 38.25 | 2 | +22.2 | 5 | | | 7.3 | 22 | | |
| 18. | Natalse Kus | 60.4 | 1 | 1625.2 | 2 | 26.9 | 2 | 39.31 | 1 | +163.8 | 1 | | | 6.5 | 23 | | |
| 19. | Transvaal (hoëv.) | 19.0 | 13 | 86.5 | 11 | 4.6 | 10 | 31.61 | 4 | +20.7 | 7 | 45.2 | 16 | 15.5 | 9 | 18.3 | 11 |
| 20. | West. Transvaal | 12.5 | 16 | 65.1 | 13 | 5.2 | 7 | 21.16 | 12 | + 9.9 | 11 | 56.6 | 8 | 17.1 | 5 | 19.5 | 9 |
| 21. | Witwatersrand | 58.4 | 2 | 8780.3 | 1 | 150.4 | 1 | 29.09 | 5 | +38.8 | 3 | 28.9 | 21 | 8.0 | 21 | 9.2 | 21 |
| 22. | Noord Transvl. | 27.6 | 8 | 107.7 | 7 | 3.9 | 12 | 23.19 | 9 | +42.7 | 2 | 52.4 | 9 | 18.6 | 3 | 20.6 | 6 |
| 23. | Noordoost. Tvl. | 18.6 | 14 | 20.3 | 18 | 1.1 | 20 | 27.17 | 6 | + 4.2 | 13 | 58.0 | 6 | 19.9 | 2 | 26.3 | 3 |
| | KAAP PROV. | 28.1 | | 71.6 | | 2.6 | | | | | | 50.3 | | 12.0 | | 16.4 | |
| | NATAL | 49.4 | | 222.7 | | 4.5 | | | | | | 32.9 | | 8.0 | | 9.1 | |
| | TRANSVAAL | 37.7 | | 207.7 | | 5.5 | | | | | | 44.4 | | 13.8 | | 16.3 | |
| | O.V.S. | 22.4 | | 91.8 | | 4.1 | | | | | | 47.0 | | 14.8 | | 16.5 | |
| | UNIE | 32.9 | | 116.9 | | 3.6 | | | | | | 46.6 | | 12.77 | | 16.0 | |

**Tabel 61.** *(Vervolg).*

| No. | Gebied | I % Leerlinge in Sek. Skole | Rang | J % Goedgekwal. Onderwysers | Rang | K % Subnormal | Rang | L Aanv.skool ouderdom jare | Rang | M Aansoek oud. pensioen (per 1000 pop.) | Rang | N Gem. Getal Biblioteekboeke per Skool | Rang | O Getal Biblioteek-Boeke per Laerskool | Rang | P Tot. getal Tydskrifte per Ond'wyser | Rang | Q % Skole sonder Tydskrifte | Rang |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| 1. | West. Provincie | 15.1 | 3 | 20.8 | 4 | 5.2 | 19 | 7.07 | 17 | 0.80 | 8 | 450.4 | 1 | 123.2 | 2 | 1.2 | 7½ | 45 | 17 |
| 2. | Kaapse Kus | 8.2 | 18 | 11.7 | 20 | 14.9 | 2 | 7.27 | 14 | 0.93 | 5 | 200.0 | 9 | 95.1 | 5 | 0.9 | 13½ | 55 | 11 |
| 3. | Oudtshoorn, ens. | 10.9 | 10 | 11.6 | 21 | | | 7.19 | 15 | 1.38 | 2 | 178.1 | 12 | 90.2 | 6 | 1.1 | 9 | 49 | 14½ |
| 4. | Prins Albert, ens. | 9.9 | 16 | 11.4 | 22 | 13.5 | 5 | 7.35 | 7 | 0.75 | 9 | 110.9 | 19 | 68.3 | 10 | 0.7 | 22 | 68 | 2 |
| 5. | Centrale Karo | 13.0 | 5 | 18.3 | 8 | 12.2 | 7½ | 7.42 | 6 | 1.36 | 3 | 268.3 | 8 | 86.1 | 7 | 0.8 | 19 | 61 | 5½ |
| 6. | N.W. Karo | 10.1 | 14 | 15.2 | 13½ | 14.5 | 3 | 7.896 | 1 | 0.81 | 7 | 124.8 | 17 | 36.8 | 14 | 0.9 | 13½ | 53 | 12½ |
| 7. | Kalaharie | 7.3 | 20 | 13.0 | 19 | 14.3 | 4 | 7.68 | 3 | 0.82 | 6 | 93.4 | 22 | 55.2 | 12 | 0.8 | 19 | 60 | 7 |
| 8. | Grikwaland Wes | 10.2 | 13 | 14.4 | 17 | 10.3 | 11 | 7.31 | 11 | 1.15 | 4 | 284.2 | 6 | 69.5 | 9 | 0.64 | 23 | 77 | 1 |
| 9. | Oost. Prov (bin.) | 11.8 | 6 | 13.9 | 18 | 10.1 | 13½ | 7.33 | 8½ | 0.57 | 10 | 273.0 | 7 | 61.4 | 11 | 0.8 | 19 | 64 | 4 |
| 10. | Oost. Prov. (kus) | 11.4 | 9 | 15.1 | 15 | 4.8 | 20 | 6.89 | 19½ | 0.52 | 11½ | 430.6 | 3 | | | 0.9 | 13½ | 58 | 9½ |
| 11. | Namakwaland | 5.8 | 23 | 8.9 | 23 | 18.4 | 1 | 7.69 | 2 | 7.46 | 1 | 134.5 | 16 | 53.7 | 13 | 0.8 | 19 | 65 | 3 |
| 12 | Suid. Vrystaat | 16.4 | 1½ | 26.0 | 2 | 7.9 | 17 | 7.44 | 5 | 0.46 | 17 | 447.2 | 2 | 246.4 | 1 | 1.2 | 7½ | 47 | 16 |
| 13 | West. Vrystaat | 10.3 | 11½ | 20.0 | 5 | 11.9 | 9 | 7.32 | 10 | 0.49 | 14½ | 120.0 | 18 | 70.2 | 8 | 1.5 | 5 | 38 | 19 |
| 14. | Noord. Vrystaat | 11.7 | 7 | 16.0 | 11 | 10.1 | 13½ | 7.33 | 8½ | 0.48 | 16 | 179.2 | 11 | 113.3 | 3 | 0.9 | 13½ | 59 | 8 |
| 15 | Oost. Vrystaat | 13.7 | 4 | 19.3 | 7 | 8.4 | 16 | 6.88 | 21 | 0.51 | 13 | 154.8 | 14 | 97.7 | 4 | 0.9 | 13½ | 58 | 9½ |
| 16. | N. West. Natal | 11.6 | 8 | 19.8 | 6 | 10.2 | 12 | 6.92 | 18 | 0.36 | 18½ | 146.0 | 15 | | | 3.5 | 2 | 37 | 20 |
| 17. | S. West. Natal | 16.4 | 1½ | 25.4 | 3 | 6.5 | 18 | 6.82 | 23 | 0.31 | 21 | 291.0 | 5 | | | 3.75 | 1 | 17 | 22 |
| 18. | Natalse Kus | 10.3 | 11½ | 17.4 | 10 | 3.5 | 21 | 6.87 | 22 | 0.12 | 23 | 168.4 | 13 | | | 3.25 | 3 | 0 | 23 |
| 19. | Transvaal Hoëv. | 8.6 | 17 | 15.0 | 16 | 11.5 | 10 | 7.28 | 13 | 0.52 | 11½ | 103.1 | 20 | | | 1.4 | 6 | 41 | 18 |
| 20. | West. Transvaal | 7.1 | 21 | 15.6 | 12 | 13.3 | 6 | 7.30 | 12 | 0.49 | 14½ | 94.5 | 21 | | | 1.8 | 4 | 33 | 21 |
| 21. | Witwatersrand | 10.0 | 15 | 26.9 | 1 | 3.4 | 22 | 6.89 | 19½ | 0.33 | 20 | 303.3 | 4 | | | 0.9 | 13½ | 53 | 12½ |
| 22. | N. Transvaal | 8.0 | 19 | 17.6 | 9 | 9.6 | 15 | 7.096 | 16 | 0.20 | 22 | 188.7 | 10 | | | 1.06 | 10 | 49 | 14½ |
| 23. | N. Oost. Tvl. | 6.8 | 22 | 15.2 | 13½ | 12.2 | 7½ | 7.46 | 4 | 0.36 | 18½ | 83.3 | 23 | | | 0.8 | 19 | 61 | 5½ |
| | KAAP | 11.7 | | 15.9 | | 9.2 | | 7.26 | | 0.99 | | 233.9 | | | | 0.87 | | 58 | |
| | NATAL | 11.1 | | 20.3 | | 6.1 | | 6.87 | | 0.21 | | 152.9 | | | | 3.38 | | 28 | |
| | TRANSVAAL | 8.7 | | 21.6 | | 7.7 | | 7.1 | | 0.35 | | 136.4 | | | | 1.25 | | 45 | |
| | O.V.S. | 13.4 | | 19.2 | | 9.2 | | 7.32 | | 0.48 | | 209.5 | | | | 0.99 | | 51 | |
| | UNIE | 10.9 | | 18.8 | | 8.4 | | 7.16 | | 0.61 | | 195.4 | | | | 0.97 | | 52 | |

In kolom *C* word die getal blanke persone per vierkante myl (1926-census) aangegee.

Kolom *D* gee die norm van reënval per gebied. Hierdie syfers is goedgunstiglik deur die Metereologiese Departement verskaf.

Kolom *E* gee die percentasie vermeerdering, aangedui deur 'n *plus*, of vermindering, deur 'n *minus* aangedui, van die blanke plattelandse bevolking tussen die census van 1911 en dié van 1921. Die gebied (Natalse kusstreek) met die grootste positiewe bevolkingsaanwas, kom eerste in rangorde, en die oostelike Vrystaat met die grootste bevolkingsafname is 23ste (laaste).*

Kolom *F* dui aan die percentasie gesinne wat op skool verteenwoordig word deur leerlinge wat deur die onderwysers as behoeftig en baie behoeftig geklassificeer word. 'n Verteenwoordigende monster is geneem van alle skole in die Unie. Hierdie percentasies word op 'n basis van 48,857 gesinne bereken. Die gegewens in die geval van sekere distrikte in Natal was nie voldoende om as verteenwoordigend beskou te word nie, en is derhalwe uitgelaat.

Kolom *G* dui aan die percentasie vertraagde leerlinge in al die skole in die Unie in 1930, bereken soos in tabelle 33, 34 en 63 hierbo.

Kolom *H* gee die vertraging gebaseer op 'n monster van alle skole. Die syfers is vir drie jaar gesamentlik: 1927, 1928, 1929; en die redes waarom hierdie syfers verskil van die werklike vertraging in 1930, word hierbo aangegee, bladsy 201.

Kolom *I* dui aan die percentasie leerlinge van die hele skoolbevolking in hierdie distrikte, wat in 1930 hoër as standerd VI was.

Kolom *J* gee die percentasie onderwysers wat 'n universiteitsgraad sowel as 'n professionele certifikaat besit.

Kolom *K* gee die percentasie leerlinge wat, volgens die bevindings van dr. M. L. Fick in verband met die Interdepartementele Ondersoek aangaande Swaksinnigheid, nie die nodige *minimum*-verstand het om die laer skool te deurloop nie. Dit staan gelyk met 'n I.K. van 83.7 op die Suid-Afrikaanse Verstandtoets en alle leerlinge met 'n laer I.K. word as „subnormaal" beskou uit die oogpunt van die gewone vereistes van die laer skool.

Kolom *L* gee die mediaan-ouderdom waarop leerlinge in hierdie gebiede begin skoolgaan het in 1929-30, gebaseer op 'n ondersoek van 26,852 gevalle.

Kolom *M* dui aan die getal *blanke* inwoners per duisend wat

* Sien Grosskopf, Hoofstuk III, bl. 73 vir 'n bespreking van die oorsake hiervan.

in 1929 ouderdomspensioen aangevra het, in elkeen van hierdie gebiede. Hierdie syfers is op die verslag van die Departement van Justisie gebaseer.

Kolom *N* dui aan die gemiddelde getal boeke per skoolbiblio-theek (alle soorte boeke, Engels en Afrikaans, met inbegrip van naslagboeke, aanvullingsleesboeke, ens.), gebaseer op 'n verteen-woordigende monster van 1,286 skole, waaronder hoër sowel as laer skole is.

Kolom *O* gee die gegewens aan in die geval van 741 laer en plaasskole in die Kaapprovincie, versamel deur die A.C.V.V., en vir 760 skole in die Oranje-Vrystaat, versamel deur die O.V.V.

Kolom *P* dui aan die getal tydskrifte en dagblaaie wat by die skool beskikbaar is, en waarop die onderwysers of die skool self inteken. Hierdie syfer word bereken per onderwyser vir dieselfde getal verteenwoordigende skole soos in *N*.

*Q* dui aan die percentasie van die 1,286 skole waarvan ek opgawes ontvang het, waar hoegenaamd geen tydskrifte aange-skaf word nie.

Die rangorde word in die klein kolomme langsaan aange-gee. Waar twee gevalle in dieselfde rangorde kom, word die mediaan-rangorde van die twee aangegee.

Ek het ongeveer nog soveel kolomme van ander metings op maatskaplike en kulturele gebied, maar weens gebrek aan ruimte word hul nie hier gepublieeer nie.

Tabel 65 gee die korrelasie-koëfficiënte* bereken van die ge-gewens in Tabel 64. Die formule wat in hierdie geval gebruik word is gebaseer op die verskille in die rangorde van die getalle.

$$\rho = 1 - \frac{6\Sigma D^2}{N(N^2-1)}$$

---

* Vir die gemiddelde leser is 'n kort verduideliking van die *betekenis van korrelasie* miskien nodig.

Die koëfficiënt van korrelasie (*r*) is 'n wiskundige middel om die *graad van verwantskap* tussen twee veranderlike groothede uit te druk.

Sodanige veranderlike groothede kan wees in die vorm van getalle (soos in Tabel 64 aangegee) wat in die verskillende gebiede afwissel. As ons nou die verhouding tussen twee verskynsels neem, byv. *inkomste per hoof* (kolom A) en *reënval* (kolom D) dan vind ons dat die Natalse kusstreek, waar die inkomste per hoof (£60·4) die grootste is, ook die grootste reënval het (39·31 duim). D.w.s. hierdie gebied kom eerste in rangorde wat hierdie verskynsels betref. Vervolgens is Namakwaland met die laagste inkomste per hoof (£4·7) ook die laagste in rangorde, wat reënval betref (6.4 duim). Veronderstel argumentshalwe dat daar in die geval van al die ander gebiede so'n volmaakte ooreenkoms tussen reënval en inkomste is, d.w.s. dat die gebied wat tweede kom in die een ook tweede in die ander is, ens.,

Die ooreenkomstige waarde van $r$ is afgelees van tabelle en die *Waarskynlike Fout* van $r$ is bereken volgens die formule

$$W.F._r = \frac{.7063\ (1-r^2)}{\sqrt{N}}$$

Dis altyd gewaag om, soos sommige skrywers doen, te veronderstel dat die grootte van die korrelasie-koëfficiënt die mate van *direkte* oorsaaklike verband aandui. In baie gevalle kan daar miskien 'n direkte oorsaaklike verband wees, soos tussen reënval en rykdom. Maar in die meeste gevalle is die oorsaaklike verband van 'n indirekte aard en albei faktore is miskien *gevolge* van 'n ander oorsaak (of oorsake), bekend of onbekend, wat daaraan ten grondslag lê.

In die lig van die voorafgaande punte sal daar miskien baie uit tabel 65 afgelei kan word. Terloops kan ons net 'n paar van die punte aanstip.

Die groot probleem in verband met 'n studie van die oor-

---

(*Voetnoot vervolg van vorige bladsy*).

dan sê ons dat die korrelasie volmaak is en word dit aangedui deur 'n koëfficiënt (r) van + 1. Veronderstel daar is hoegenaamd geen ooreenkoms tussen hierdie twee veranderlike groothede nie — wat sou gebeur as daar byv. 2 stelle name van hierdie gebiede in twee hoede geplaas word en dan na willekeur uitgeneem word—dan is die koëfficient 0. 'n Positiewe verhouding kan derhalwe afwissel van 0 tot +1, en hoe hoër die graad van korrelasie hoe nader kom die koëfficiënt aan +1. Byv. die reënval- en inkomste-standaard kom nie oral ooreen nie, die Westelike Provincie is byv. No. 4 wat inkomste betref en No. 11 wat reënval betref,—die korrelasie-koëfficiënt is derhalwe minder as + 1. Die koëfficiënt (r) is inderdaad .6478 met 'n waarskynlike fout (W.F.) van ± .085. Dit beteken dis bes moontlik dat die „ware" $r$ tussen die grense aangedui deur ± .085, d.w.s. .6563 en .6393 lê.

Om redelik seker te wees dat daar 'n korrelasie van enige betekenis teenwoordig is, moet die $r$ wat verkry word minstens viermaal so groot as sy W. F. wees. Om seker te wees van 'n lae graad van korrelasie moet 'n $r$ vyf- of sesmaal so groot as sy W.F. wees. Die bogenoemde koëfficiënt is ver bokant hierdie grenslyn en kan derhalwe as „geldig" beskou word.

Veronderstel nou dat die 2 reekse van resultate *omgekeerd* eweredig met mekaar is, dan is die korrelasie-koëfficiënt negatief. Neem reeks A en G (*inkomste* en *vertraging*); ons vind dat waar die Natalse kusstreek No. 1 is wat inkomste betref, dit die laagste percentasie vertraagde kinders het, d.i. in hierdie opsig kom dit laaste (23ste). Namakwaland wat die laagste staan (23ste ) wat rykdom betref, is No. 1 in G, die hoogste percentasie vertraging. As hierdie volmaakte omgekeerde verhouding in die geval van al die ander gebiede aangetref is, sou die korrelasie — 1 gewees het. Dit is egter nie heeltemaal die geval nie, en ons het gevolglik 'n korrelasie van — .6180 ± .091, wat hoewel laer as — 1, tog geldig is.

sake van die armblankevraagstuk is om so noukeurig moontlik uit te vind in hoeverre hierdie verskynsel toe te skryf is aan inherente of erflike toestande en in hoeverre aan omgewingstoestande. As die omgewing die oorsaak is, dan kan dit makliker verhelp word deur, b.v beter onderwysfaciliteite, beter voedsel en bestaantoestande, terwyl dit baie moeiliker sal wees om die oorsake uit die weg te ruim waar sekere eienskappe b.v aangebore of oorgeërf is. In laasgenoemde geval mag die verbetering van 'n meer blywende aard wees as 'n kontrole van geboortes toegepas kan word deur die verskillende klasse van die maatskappy sodat die beter seksies vinniger vermeerder as die swakker klasse. Ons teenswoordige sedes en gewoontes maak dit egter feitlik onmoontlik om sulke maatreëls toe te pas.

Die rede waarom hierdie probleem omtrent die relatiewe invloede van oorerwing en omgewing altyd so moeilik is, is omdat hierdie twee types van faktore selde of ooit alleen aangetref word. Hulle werk altyd saam, en feitlik enige fase van die armblanke-vraagstuk is die gesamentlike resultaat van die twee. Derhalwe is die probleem: *in welke mate* is elkeen van die twee faktore onderskeidelik aanwesig?

Tabelle 64 en 65 is opgestel om te probeer lig werp op hierdie vraagstuk. Die eerste gee die blote feite aan en die tweede die onderlinge verband of wisselwerking.

Neem b.v. die korrelasie tussen vertraging (H) en armoede (F). Ons vind dat dit hoog is (+.77 ± .06). Net so vind ons dat die korrelasie tussen vertraging (H) en die aanvangsouderdom op skool (L) ook hoog is (+.76 ± .06). Die korrelasie met die percentasie hoog-gekwalificeerde onderwysers is —.53 ± .11. 'n Mens is derhalwe geneig om tot die gevolgtrekking te kom dat hierdie vertraging toe te skrywe is aan swak omgewing, swak huislike omstandighede, die feit dat die kinders laat begin skoolgaan, en aan swak onderwysers, ens. Maar, soos hierbo vermeld is, kan die feit dát kinders laat begin skoolgaan en armoede self die *gevolge* wees van 'n ander oorsaak. Die mense was waarskynlik om te begin verstandelik min bedeeld, en het dientengevolge in arm streke verseild geraak, waar daar maar min konkurrensie was, maar ook weinig faciliteite. Let op die hoë negatiewe korrelasies tussen subnormaliteit (K) en rykdom (A en B, —.91 ± .03 en —.93 ± .02 respektiewelik) en die hoë positiewe korrelasie tussen subnormaliteit (K) en armoede (F) +.76 ± .07.

Bowendien is dit 'n welbekende, ofskoon verontrustende feit dat die beter gekwalificeerde onderwysers oor die algemeen meestal in die goeie gebiede aangetref word, terwyl die swakker

Tabel 65. — Koeffisiënte om aan te toon die Interkorrelasies tussen

| | B | C | D | E | F | G | H |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| | Inkoms per v.kant myl | Digtheid | Reenval in duime | % Verand. in plattel. Bevolking 1911-1921 | Behoeftige gesinne (monster) | Vertraging (werklik) 1930 | Vertraging (monster) 1927-28-29 |
| A. Inkomste per hoof | +.89 ±.03 | +.50 ±.11 | +.65 ±.09 | +.45 ±.12 | -.80 ±.06 | -.62 ±.09 | -.70 ±.07 |
| B. Inkomste per v.kante myl | | +.80 ±.10 | +.69 ±.08 | +.35 ±.13 | -.70 ±.08 | -.66 ±.08 | -.81 ±.10 |
| C. Digtheid | | | +.54 ±.10 | +.18 ±.10 | -.49 ±.11 | -.64 ±.09 | -.76 ±.06 |
| D. Reenval in duime | | | | +.45 ±.11 | -.65 ±.09 | -.38 ±.17 | -.58 ±.10 |
| E. % Verand. in plattel. bevolking 1911-1921 | | | | | -.22 ±.14 | -.16 ±.11 | +.02 ±.14 |
| F. Behoeftige gesinne (monster) | | | | | | -.60 ±.10 | +.77 ±.06 |
| G. Vertraging (werklik) (1930) | | | | | | | +.79 ±.05 |
| H. Vertraging (monster) | | | | | | | |
| I. % Sekund. leerlinge | | | | | | | |
| J. % Goed gekwalifiseerde onderwysers | | | | | | | |
| K. % Subnormaal | | | | | | | |
| L. Aanv.-ouderdom | | | | | | | |
| M. Aansoek om ouderdomspensioen | | | | | | | |
| N. Gemid. getal biblioteekboeke per skool | | | | | | | |
| O. Getal biblioteekboeke per laerskool | | | | | | | |
| P. Totaal getal tydskrifte per onderwyser | | | | | | | |

**Klimaats-, Ekonomiese, Sociale en Onderwystoestande (Gebaseer op Tabel 64).**

| I | J | K | L | M | N | O | P | Q | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| % Sekun-daire leerlinge | % Goed-gekwalif. Onderwys. | % Sub-normaal | Aanvankl. Skooloud. | Aansoeke om ou-derdoms-pensioene | Gem. getal biblioteek-boeke per Skool | Getal biblio-boeke per laer. Skool | Tot. getal Tydskrifte per onderwyser. | % Skole sonder Tydskrifte | |
| +.51<br>±.11 | +.68<br>±.08 | -.91<br>±.03 | -.58<br>±.10 | -.62<br>±.09 | +.66<br>±.08 | +.50<br>±.14 | +.34<br>±.13 | -.34<br>±.13 | A |
| +.50<br>±.11 | +.61<br>±.09 | -.93<br>±.02 | -.76<br>±.06 | -.61<br>±.09 | +.73<br>±.06 | +.84<br>±.05 | +.44<br>±.12 | -.43<br>±.12 | B |
| +.28<br>±.03 | +.30<br>±.01 | -.71<br>±.08 | -.76<br>±.06 | -.31<br>±.13 | +.53<br>±.10 | +.82<br>±.06 | +.47<br>±.11 | -.46<br>±.11 | C |
| +.22<br>±.12 | +.54<br>±.10 | -.68<br>±.08 | -.76<br>±.06 | -.82<br>±.07 | +.13<br>±.13 | +.71<br>±.09 | +.61<br>±.09 | -.58<br>±.10 | D |
| -.39<br>±.13 | -.01<br>±.14 | -.19<br>±.15 | -.32<br>±.13 | -.35<br>±.13 | +.07<br>±.14 | -.25<br>±.18 | +.27<br>±.13 | -.29<br>±.13 | E |
| -.50<br>±.11 | -.66<br>±.09 | +.76<br>±.07 | +.63<br>±.09 | +.43<br>±.12 | -.52<br>±.11 | -.47<br>±.15 | -.29<br>±.14 | +.30<br>±.14 | F |
| -.57<br>±.09 | -.28<br>±.13 | +.66<br>±.09 | +.69<br>±.08 | +.15<br>±.14 | -.67<br>±.08 | -.46<br>±.15 | -.28<br>±.13 | +.41<br>±.12 | G |
| -.68<br>±.09 | -.53<br>±.11 | +.82<br>±.05 | +.76<br>±.06 | +.36<br>±.13 | -.66<br>±.08 | -.78<br>±.11 | +.36<br>±.13 | +.34<br>±.13 | H |
| | +.58<br>±.10 | +.63<br>-.08 | -.38<br>±.11 | -.14<br>±.14 | +.68<br>±.08 | +.75<br>±.11 | +.32<br>±.13 | -.23<br>±.14 | I |
| | | -.69<br>±.07 | -.45<br>±.12 | -.67<br>±.08 | +.43<br>±.12 | +.63<br>±.07 | +.59<br>±.09 | -.59<br>±.06 | J |
| | | | +.74<br>±.07 | +.65<br>±.08 | -.68<br>±.08 | -.75<br>±.09 | -.42<br>±.12 | +.42<br>±.12 | K |
| | | | | +.50<br>±.11 | -.43<br>±.12 | -.62<br>±.12 | -.57<br>±.10 | +.57<br>±.10 | L |
| | | | | | -.05<br>±.14 | -.42<br>±.16 | -.56<br>±.10 | +.59<br>±.09 | M |
| | | | | | | +.62<br>±.12 | +.08<br>±.14 | -.04<br>±.14 | N |
| | | | | | | | +.61<br>±.12 | -.52<br>±.14 | O |
| | | | | | | | | -.95<br>±.01 | P |

onderwysers hulle uiteindelik in die swak gebiede bevind om daar te bly. (Sien bladsy 340.) Let op die korrelasie van J (percentasie van hoog-gekwalificeerde onderwysers) met A (rykdom per hoof) $+.68 \pm .08$ met B (reënval) $+.54 \pm .10$. Ook is dit sorgwekkend dat die armer gebiede aan die kortste end is wat betref boeke en bibliotheekfaciliteite.

'n Mens kan hier ook argumenteer dat die ekonomies swakker toestand van hierdie armer gebiede toe te skrywe is aan swak onderwysers, swak bibliotheekfaciliteite, stadige vordering op skool, ens., as gevolg van die onderlinge wisselwerking van hierdie faktore. Dit kan waar wees, want die dinge werk wedersyds op mekaar in.

Ons is egter geneig om te glo dat baie van hierdie verskynsels, b.v. langsame vordering, swak onderwysers, swak bibliotheke, ens., in sekere gebiede meer aan armoede en aan 'n swak type van persoon wat in hierdie gebiede te lande kom toe te skrywe is, as andersom. Die reënval is ten minste 'n faktor waarby die kausaliteit net in een rigting werksaam is, want geen verskil wat betref subnormaliteit of armoede of vertraging of swak onderwysers sal enige invloed op die reënval uitoefen nie. Nogtans is 'n studie van die hoë korrelasies tussen reënval en boeke en tydskrifte en aansoeke om ouderdomspensioen, van groot betekenis. Nog baie meer belangryke verhoudings sal aan die lig kom as 'n vergelykende studie gemaak word van hierdie 112 korrelasie-koëfficiënte, en as die „pad''-korrelasies bereken word, gevalle waar die kausaliteit net van die eenkant is.

Dit sal ons egter te veel uit die pad neem om al hierdie interessante puntjies op te spoor. Net soos in die vorige hoofstukke bring hierdie feite ons tot meer of min dieselfde algemene gevolgtrekking, t.w. *dat omgewingstoestande, soos b.v. swak reënval en gebrek aan natuurbronne, ens., magtige faktore is, nie soseer om gebrek aan verstand te veroorsaak nie, maar wel om 'n lae verstandspeil uit te soek en te bestendig. Hulle uitwerking is selektief.* 'n Natuurlike ryk en vrugbare gebied het tot op sekere hoogte aantrekkingskrag vir mense met goeie verstand, ten koste van die armer gebiede. Op dieselfde wyse kom die swakker klas persone in die armer gebiede te lande. Hulle ly dus feitlik onder 'n dubbele *handicap.*

Omgewings- en oorerwingsfaktore werk op mekaar in en hulle kumulatiewe werking veroorsaak die groot verskille in geestelike en liggaamlike weerstandsvermoë—'n eienskap wat onontbeerlik is in die genadelose ekonomiese stryd wat die blanke Suid-Afrikaner moet stry.

## HOOFSTUK VI.

---

## ONDERWYS, ARMOEDE EN GROOTTE VAN GESIN.

---

Die feit dat die bevolking op sekere sociaal-ekonomiese stadiums van die maatskappy vinniger aangroei as op ander, lê waarskynlik ten grondslag van die meeste van ons maatskaplike en ekonomiese vraagstukke.

Hierdie vraagstuk van onderskeid in vrugbaarheid het 'n regstreekse en belangryke invloed op onderwys. Hierdie invloed is van tweeërlei aard:—

(a) As dit in die eerste plek waar is dat die minder intelligente seksie van die bevolking vinniger vermeerder as die meer intelligente seksie—wat duidelik blyk uit die gegewens wat ons het—volg dit dan nie dat die algemene verstandspeil van die bevolking mettertyd sal daal nie?

Dit is 'n gewigtige vraagstuk vir die onderwyser, want dit laat 'n mens dadelik twyfel *of die teenswoordige opvoedkundige standaard gehandhaaf kan word* by 'n daling van die intelligensiepeil. Onder die drang van 'n meer bedrywige nywerheidslewe word die peil van kennis wat by wyse van toelating tot die verskillende beroepe en betrekkings vereis word, steeds hoër. As die getalle wat nie in staat is om hierdie peil te bereik nie, nog altyd toeneem, sal ons voor baie moeilike opvoedkundige en ekonomiese vraagstukke te staan kom, en vroeër of later sal daarmee rekening gehou moet word.

(b) In die tweede plek het die verhoging van die onderwyspeil deurgaans as gevolg gehad 'n verhoging van die lewensstandaard, en ten gevolge daarvan het gesinne kleiner geword. In ander lande sowel as in Suid-Afrika is daar bewys dat die gesin kleiner word namate die beroep van die ouer verder van die arbeidersklas-terrein op 'n skaal van gegradeerde beroepe lê en in die rigting van die terrein van die „professies" beweeg. Laasgenoemde klasse sal waarskynlik 'n groter getal individue wat biologies of geneties superieur is insluit; want diegene wat in hierdie opsig superieur is, sal ongetwyfeld tot op sekere hoogte aan die bo-end van die maatskaplike en ekonomiese spektrum aangetref word. Afgesien van ander methodes van geboorte-beperking, is die kleiner gesinne onder die beter opgevoede klasse tot op sekere hoogte toe te skrywe aan die blote

Q

feit dat huwelike onder die opgevoede klasse op 'n baie later ouderdom plaasvind weens die lang tydperk van voorbereiding voordat die man kan begin werk vir 'n bestaan en voordat hy 'n huis kan onderhou. Hierdie persone wil trouens graag hul kinders 'n deeglike opvoeding laat geniet en is weens ekonomiese omstandighede derhalwe genoodsaak om kleiner gesinne te hê.

Dit lyk dus of die onderwys hier voor 'n dilemma te staan kom. As dit nie die lewenspeil en die kulturele standaard van die mense verhoog nie, het dit grotendeels nie in sy doel geslaag nie. As dit daarin slaag, word dié gedeelte van die bevolking wat daardeur bevoordeel is, langsamerhand in getalsterkte beperk, en loop onderwys gevaar om medepligtig te wees aan die verlaging van die algemene verstandspeil bloot aan teelt-keuse te wyte. 'n Mens weet egter nooit precies wat die uitwerking van onderwys in die toekoms mag wees nie, en die dilemma kan dus in die werklike praktyk verdwyn. Voordat ons hierdie punt verder bespreek, moet ons eers let op die feite soos hulle hulle hier in Suid-Afrika voordoen. Ons beperk ons hoofsaaklik tot twee fases van die wye onderwerp—

A. *Die verhouding tussen armoede en grootte van gesin.*

B. *Die verhouding tussen intelligensie en grootte van gesin.*

**A. Die verhouding tussen ekonomiese toestand en grootte van gesin.**

Deur middel van sorgvuldig opgestelde gedrukte vorms wat na verteenwoordigende skole* in die Unie gestuur is (gebrek aan ruimte verhinder my om hierdie vorms hier volledig te beskrywe. Hoe die skole uitgesoek is, is op bladsy 11 beskryf), het ek die onderwysers versoek om die gesinne wat deur kinders in hulle skole verteenwoordig is in die volgende vier klasse te rangskik:—

(a) *Baie arm,* t.w. diegene wat van liefdadigheid afhanklik is of wat 'n karige bestaan vind as bywoners op plase.

(b) *Arm,* d.w.s. hoewel nie so arm as (a) nie, het hulle nie genoeg om hul kinders behoorlik te voed en te kleed nie.

(c) Diegene met *gemiddelde geldelike vermoë* wat in die behoeftes van hul kinders kan voorsien.

* Al hierdie gegewens is verkry van die openbare skole waarin 95 percent van die blanke kinders skoolgaan. Daar bestaan geen rede om te dink dat die klein minderheid wat in die private skole is sociaal en ekonomies so anders saamgestel is dat hulle die betroubaarheid van ons gevolgtrekkings nadelig sal beïnvloed nie.

(d) *Welgesteldes* en *rykes.*

As ons groepe (a) en (b) bymekaar tel en hulle eenvoudig „behoeftig" noem, vind ons die volgende verhouding tussen graad van armoede en grootte van gesin. Hierdie syfers is gebaseer op 'n 19,843 gesinne wat ons somaar voor die voet geneem het uit die 49,434 gevalle wat ons ondersoek het.

**Tabel 66. — Die verhouding tussen graad van armoede en grootte van gesin.**

| Getal kinders in gesin | 1 | 2 | 3 | 4 | 5 | 6 | 7 | 8 |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| Getal Gesinne bestudeer | 876 | 2320 | 2920 | 3130 | 2581 | 2119 | 1744 | 1355 |
| Percentasie behoeftiges | 25% | 23% | 30% | 34% | 41% | 48% | 52% | 60% |
| **Getal kinders in gesin** | 9 | 10 | 11 | 12 | 13 | 14+ | Totaal | |
| Getal gesinne bestudeer | 935 | 716 | 424 | 285 | 177 | 261 | 19,843 | |
| Percentasie behoeftiges | 65% | 68% | 69% | 75% | 76% | 77% | | |

Beide uit hierdie tabel en meegaande grafiek (No. 9) sal dit gesien word hoe die graad van armoede toeneem in direkte verhouding met die groei in grootte van gesin.

**Grafiek 9. — Die verhouding van Armoede tot Grootte van Gesin.**



Die kromme stel voor die *algemene rigting* wat 'n lyn sal loop as hy geteken word om by die punte in te pas.

Die verhouding tussen ekonomiese toestand en grootte van gesin kan op 'n ander manier voorgestel word deur die volgende tabel : —

**Tabel 67. — Vergelykende distribusie van ryk en behoeftige gesinne volgens grootte van gesin.**

| Getal kinders per gesin. | Alle gesinne. | Ryk gesinne. | Baie arm gesinne. |
|---|---|---|---|
| | % | % | % |
| 1 | 4.41 | 6.12 | 2.40 |
| 2 | 11.69 | 14.21 | 3.81 |
| 3 | 14.72 | 20.14 | 6.50 |
| 4 | 15.77 | 19.78 | 10.07 |
| 5 | 13.01 | 11.87 | 10.24 |
| 6 | 10.68 | 7.01 | 12.92 |
| 7 | 8.79 | 6.29 | 12.62 |
| 8 | 6.83 | 4.50 | 11.35 |
| 9 | 4.71 | 3.60 | 8.90 |
| 10 | 3.61 | 1.80 | 7.56 |
| 11 | 2.41 | 1.62 | 4.87 |
| 12 | 1.44 | 1.26 | 3.33 |
| 13 | .89 | .90 | 2.52 |
| 14 en meer | 1.31 | .90 | 2.90 |
| | 100.00 | 100.00 | 100.00 |

As 'n mens histogramme sou teken (sien Grafiek No. 10, A., B. en C.) om die bostaande percent-indelings aanskoulik voor te stel, dan sal opgemerk word dat A., die histogram vir *alle* gesinne tamelik skeef is; B. die histogram vir die *welgestelde* gesinne baie meer skeef is, en C., die histogram vir die *behoeftige* gesinne, so te sê, symmetries is.

Dit toon aan dat in die geval van arm gesinne daar geen ander waarneembare faktore, behalwe die natuur, wat die grootte van gesinne beperk, werksaam skyn te wees nie. Die opmerklike skeefheid van die histogram vir die welgestelde groep (en selfs van die totaalgroep) skyn die invloed van artificiële faktore te bewys.

By 'n studie hiervan sal opgemerk word hoeveel groter die voortplanting vandag onder die baie behoeftige klasse is as onder die rykes. In die ou dae, onder die patriarchale stelsel, was daar nie so'n groot verskil in die voortplanting nie. Dit was




**Grafiek 10.—Vergelykende Distribusie van Ryk en Arm Gesinne volgens grootte.**

allesins moontlik dat die ryk en meer intelligente seksie van die boerebevolking groot gesinne sou hê. Onder 'n meer primitiewe stelsel kon hulle dit bekostig, terwyl die armer klasse dit nie kon doen nie. Vandag, om redes hierbo genoem, word die aantal kinders per gesin, onder die meer intelligente en meer welgestelde klasse deur opvoedkundige en ekonomiese faktore tot 'n minimum beperk.

In verband met al hierdie syfers moet onthou word dat ons te doen het alleenlik met dié gesinne wat kinders op skool het. Onderwysers is spesiaal attent gemaak op die aanwysing dat hulle 'n gesin slegs *eenkeer* moet tel, selfs waar daar meer as een kind uit daardie gesin in die skool was. Gesinne met geen kinders (wat ons sou verwag om meer dikwels onder die rykes as onder die armes aan te tref) kom natuurlik hier glad nie in die spel nie. Die gemiddeldes wat ons hier gee is dus, vernaam by die ryker end van die skaal, groter as wat hulle sou gewees het as ons met ons opname nie alleen tot skoolgaande kinders beperk was nie.

Ons totaal-gemiddelde gebaseer op skoolgaande kinders is ietwat hoër as 5½ kinders per gesin, terwyl dit vir die hele bevolking slegs omtrent 3 per gesin is.

In die volgende tabelle sal ook opgemerk word dat daar, in gebiede waar pionierstoestande nog aangetref word, nie so'n aanmerklike verskil in die grootte van gesinne tussen rykes en behoeftiges is nie; die welgestelde mense het daar groter gesinne as in die geval van meer gemoderniseerde gebiede met groot stede. In Namakwaland, byv. is die mediaan-grootte van 'n baie behoeftige gesin 7.66 en van die rykes 6.25. In die Kalahari is die gesinne van rykes en armes ook omtrent ewe groot. In streke soos die Westelike Kaapprovinsie en op die Rand, waar meer stedelike toestande heers, is die verskille tussen grootte van ryk en arm gesinne groter. In die Westelike Provinsie is die gemiddelde groottes 6.95 en 4.70 en op die Rand 6.70 en 3.95 onderskeidelik vir ryk en arm gesinne.

In Tabel 68 probeer ons om 'n geografiese ontleding te gee van die verhouding tussen ekonomiese toestand en grootte van gesin gebaseer op 'n studie van 49,434 verteenwoordigende gesinne.

Die gegewens is ingedeel volgens die gebiede wat op die kaart (bladsy 208) getrek is. Die eerste horisontale ry syfers toon aan op 'n persentasie-basis *die aantal gesinne* wat binne elk van die vier ekonomiese kategorieë van *Baie arm, Arm, Gemiddeld, Welgesteld* onderskeidelik val. Die tweede ry syfers toon aan die mediaan-aantal kinders per gesin vir elk van hierdie vier

**Tabel 68. Die verhouding van grootte van gesin tot ekonomiese toestand in afsonderlike streke van die Unie.**

| Streek | | Baie Arm | Arm | Gemiddelde Inkoms | Welgesteld | Totaal | Aantal gesinne ondersoek |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| [1] Westel. K. Prov. | % van gehele bevolk. | 18.17 | 33.28 | 44.84 | 3.71 | 100.00 | 3,831 |
| | Med. grootte van gesin | 6.95 | 6.2 | 4.9 | 4.7 | 5.65 | |
| [2] Kaap (S. Kusstreek) | % van gehele bevolk. | 20.34 | 35.89 | 40.87 | 3.00 | 100.00 | 2,970 |
| | Med. grootte van gesin | 7.08 | 6.89 | 5.32 | 4.50 | 6.24 | |
| [3] Oudtshoorn, ens. | % van gehele bevolk. | 30.9 | 36.9 | 30.0 | 2.3 | 100.00 | 1,237 |
| | Med. grootte van gesin | 6.88 | 6.53 | 6.18 | 4.79 | 6.5 | |
| [4] Prins Albert ens. | % van gehele bevolk. | 20.0 | 37.1 | 41.9 | 1.0 | 100.00 | 1,007 |
| | Med. grootte van gesin | 7.62 | 6.82 | 5.53 | 6.38 | 6.36 | |
| [5] Karo Centraal | % van gehele bevolk. | 16.7 | 26.5 | 48.8 | 8.0 | 100.00 | 1,155 |
| | Med. grootte van gesin | 6.97 | 6.8 | 4.8 | 4.7 | 5.6 | |
| [6] N.W. Karo | % van gehele bevolk. | 26.9 | 31.7 | 38.4 | 3.0 | 100.00 | 1,281 |
| | Med. grootte van gesin | 7.16 | 6.62 | 5.67 | 4.95 | 6.3 | |
| [7] Kalaharie | % van gehele bevolk. | 19.1 | 35.3 | 43.4 | 2.2 | 100.00 | 1,704 |
| | Med. grootte van gesin | 7.6 | 6.5 | 5.97 | 6.4 | 6 .5 | |
| [8] Grikwaland Wes | % van gehele bevolk. | 15.07 | 23.83 | 59.88 | 1.21 | 100.00 | 2,144 |
| | Med. grootte van gesin | 7.6 | 6.09 | 4.4 | 5.25 | 5.08 | |
| [9] Oostel. Provinc. (binnel.) | % van gehele bevolk. | 22.5 | 34.9 | 36.5 | 6.1 | 100.00 | 2,357 |
| | Med. grootte van gesin | 6.45 | 5.57 | 4.67 | 5.18 | 5.38 | |
| [10] Oostel. Provinc. (kusstr.) | % van gehele bevolk. | 15.3 | 24.5 | 57.4 | 2.9 | 100.00 | 3,125 |
| | Med. grootte van gesin | 6.6 | 5.9 | 4.5 | 4.2 | 5.03 | |
| [11] Namakwal'nd | % van gehele bevolk. | 33.26 | 37.78 | 27.86 | 1.10 | 100.00 | 968 |
| | Med. grootte van gesin | 7.66 | 7.52 | 6.59 | 6.25 | 7.17 | |
| Totaal vir Kaap | % van gehele bevolk. | 28.15 | 31.87 | 44.72 | 3.26 | 100.0 | 21,719 |
| | Med. grootte van gesin | 7.06 | 6.12 | 5.04 | 4.88 | 5.78 | |

| Streek | | Baie Arm | Arm | Gemiddelde inkoms | Welgesteld | Totaal | Aantal gesinne ondersoek |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| [12] Suidelike O.V.S. | % van gehele Bevolk. | 11.55 | 30.87 | 46.87 | 10.7 | 100.0 | 1,532 |
| | Med.-grootte van gesin | 7.09 | 5.6 | 4.7 | 3.99 | 5.05 | |
| [13] Westelike O.V.S | % van gehele Bevolk. | 18.9 | 28.7 | 44.5 | 8.6 | 100.0 | 837 |
| | Med.-grootte van gesin | 7.5 | 6.4 | 5.2 | 4.6 | 5.96 | |
| [14] Nordelike O.V.S. | % van gehele Bevolk. | 16.1 | 27.8 | 47.6 | 8.4 | 100.0 | 2,428 |
| | Med.-grootte van gesin | 7.05 | 5.9 | 4.7 | 5.2 | 5.3 | |
| [15] Oostelike O.V.S. | % van gehele Bevolk. | 11.01 | 33.93 | 47.15 | 7.91 | 100.00 | 999 |
| | Med.-grootte van gesin | 6.98 | 5.89 | 4.55 | 4.73 | 5.2 | |
| Totaal vir O.V.S. | % van gehele Bevolk. | 14.44 | 29.73 | 46.86 | 8.97 | 100.0 | 5,796 |
| | Med.-grootte van gesin | 7.13 | 5.88 | 4.74 | 4.62 | 5.31 | |
| [16] N.W. Natal | % van gehele Bevolk. | 12.5 | 20.8 | 61.8 | 4.8 | 100.0 | 1,267 |
| | Med.-grootte van gesin | 6.0 | 5.4 | 4.6 | 4.6 | 4.9 | |
| [17 & 18] Natal S. Kusstreek en Naturellegebiede | % van gehele Bevolk. | 19.19 | 29.02 | 47.73 | 4.05 | 100.0 | 1,037 |
| | Med.-grootte van gesin | 5.54 | 4.81 | 4.0 | 3.04 | 4.41 | |
| Totaal Natal Naturellegebied | % van gehele Bevolk. | 15.54 | 24.52 | 55.47 | 4.47 | 100.0 | 2,304 |
| | Med.-grootte van gesin | 5.74 | 5.08 | 4.37 | 4.06 | 4.68 | |
| [19] Hoëveld Transvl. | % van gehele Bevolk. | 15.69 | 30.96 | 47.67 | 5.71 | 100.0 | 3,927 |
| | Med.-grootte van gesin | 6.91 | 5.72 | 4.44 | 4.3 | 5.07 | |
| [20] Westel. Transvl. | % van gehele Bevolk. | 18.56 | 36.45 | 42.70 | 2.29 | 100.0 | 2,096 |
| | Med.-grootte van gesin | 7.45 | 6.44 | 5.5 | 5.92 | 6.25 | |
| [21] Rand | % van gehele Bevolk. | 11.53 | 24.03 | 63.21 | 1.23 | 100.0 | 5,956 |
| | Med.-grootte van gesin | 6.7 | 5.8 | 4.26 | 3.95 | 4.8 | |
| [22] Noordel. Transvl. | % van gehele Bevolk. | 16.34 | 35.64 | 45.82 | 2.20 | 100.0 | 7,141 |
| | Med.-grootte van gesin | 7.7 | 6.8 | 5.2 | 4.3 | 6.15 | |
| [23] Noord-oostelike Transvl. | % van gehele Bevolk. | 29.86 | 30.14 | 36.62 | 3.38 | 100.0 | 1,095 |
| | Med.-grootte van gesin | 7.92 | 6.45 | 4.9 | 4.75 | 6.14 | |
| Totaal vir Transvl. | % van gehele Bevolk. | 15.77 | 31.10 | 50.56 | 2.57 | 100.0 | 19,615 |
| | Med.-grootte van gesin | 7.34 | 6.32 | 4.74 | 4.44 | 5.57 | |
| **Totaal vir Unie** | % van gehele Bevolk. | **17.53** | **30.97** | **47.78** | **3.72** | **100.0** | 49,434 |
| | Med.-grootte van gesin | 7.11 | 6.13 | 4.84 | 4.64 | 5.59 | |

ekonomiese groepe. In albei gevalle het ons alleen te doen met *gesinne wat deur skoolgaande kinders verteenwoordig word.*

Daar is twee punte in verband met hierdie tabel wat ons kortliks wil bespreek:—

(1) As ons in die eerste plek kyk na die totaalsyfers van die bostaande tabel, dan sien ons dat 17.5% van die gesinne van die blanke bevolking in die grootste armoede verkeer d.w.s. vir hulle onderhoud is hulle afhanklik van liefdadigheid of hulle vind 'n karige bestaan as *bywoners* op die plase.

As ons die twee groepe „baie arm'' en „arm'' bymekaar tel dan kry ons 'n totaal van 48.5% gesinne wat ten minste só behoeftig is dat hulle nie hulle kinders behoorlik kan voed en kleed nie, d.w.s. byna helfte van die Unie se blanke gesinne leef op 'n baie lae ekonomiese peil.

Suid-Afrika het die ergste gevolge van die depressie eers na Mei 1930 begin voel, toe hierdie statistieke reeds opgestel was. Ons kan dus tot geen ander gevolgtrekking kom nie as dat die uiters swak toestand wat hier geskilder word, die gevolg is van faktore wat in werking was lank voordat die huidige depressie begin het. Daar moet iets radikaals verkeerd wees met die hele ekonomiese stelsel van 'n land waar byna die helfte van die bevolking onder sulke swak omstandighede leef dat hulle nie hul kinders behoorlik kan voed en kleed nie. Die vernaamste oorsaak wat hieraan ten grondslag lê is, soos ons in hoofstuk II probeer aantoon het, dat 'n groot gedeelte van ons bevolking, veral op die platteland, nie saam met die res van die land die oorgangstydperk in die ekonomiese omwenteling van die afgelope halfeeu deurgemaak het nie. Die onderwys het hul nie gehelp om hulle geredelik aan te pas by die nuwe toestande nie, en hulle het allerweë hopeloos agtergeraak.

As ons Tabel 68 in besonderhede nagaan sal ons sien dat die persentasies *baie arm, arm,* ens., afsonderlik geneem vir die aparte streke ook my algemene gevolgtrekking staaf.

Nou kan dit wees, soos ek al reeds aangedui het, dat, omdat ons 'n blanke ras is wat feitlik tussen naturelle- en gekleurde rasse woon, ons verdraaide opvattings mag hê omtrent wat eintlik armoede is. Ook mag ons, weens óns aristokratiese neigings, geneig wees om 'n wit man arm te noem wanneer ons nie 'n naturel, wat presies onder sulke omstandighede woon, sou arm noem nie. Die laagste ekonomiese peil wat ons in die algemene omgang aan 'n blanke kan toeskryf is om te sê dat „hy leef soos 'n kaffer''. Ook kan dit wees dat wat ons hier in Suid-Afrika arm noem nie as sulks in Europese lande sal beskou word nie.

Ons het daaromtrent nie absolute sekerheid nie. Ons kan slegs raai. Daar bestaan geen absolute norm of objektiewe maatstaf nie. In elk geval het ek my term: *baie arm* duidelik omskryf en dit het 'n definitiewe betekenis hier in Suid-Afrika. Ek meen egter dat dit nie algemeen besef word dat so te sê *een-vyfde* van *die blanke gesinne in Suid-Afrika in die grootste armoede verkeer nie.*

Toestande in party dele van die land is baie erger dan in ander. In die Noordweste van die Kaapprovincie (Namakwaland, ens.) staan die proporsie „baie arm'' op 33.3%. In die Oudtshoornse deel van die Klein-Karo is dit 31%. In die Noordoostelike Transvaal staan dit op 30%. Die Noordelike Transvaal, as ons Pretoria-stad uitsluit, is net 'n klein bietjie laer. Aan die anderkant het die Rand, wat feitlik totaal stedelik is slegs 11.5% „baie arm''. Die Suidelike Vrystaat (wat Bloemfontein-stad insluit) en Natal (wat die meerderheid van sy bevolking in twee stede het) staan omtrent gelyk—daar by 12% „baie armes''. En soos 'n mens sou verwag het in hierdie laasgenoemde streke met 'n aansienlike stedelike bevolking, is die gemiddelde aantal kinders per gesin ook kleiner.

**Tabel 69. — Gemiddelde grootte van gesinne onder verskillende ekonomiese toestande.**

| | Baie Arm | Arm | Gemiddeld | Welaf | Totaal | Aantal gesinne bestudeer |
|---|---|---|---|---|---|---|
| *(a) Vir skole onder 100 leerlinge* | | | | | | |
| Persentasie | 20.3% | 35.1% | 40.7% | 3.9% | 100.0% | 13,356 |
| Gem. grootte van gesin | 7.2 | 6.4 | 5.3 | 4.9 | 6.04 | |
| *(b) Vir skole bo 100 leerlinge.* | | | | | | |
| Percentasie | 16.5% | 29.5% | 50.4% | 3.6% | 100.0% | 36,078 |
| Gem. grootte van gesin | 7.05 | 6.1 | 4.6 | 4.3 | 5.4 | |
| *Totaal* (a) en (b) | | | | | | |
| Percentasie | 17.5% | 31.0% | 47.8% | 3.7% | 100.0% | 49,434 |
| Gemid. grootte van gesin | 7.1 | 6.1 | 4.8 | 4.6 | 5.6 | |

Ten einde in 'n seker mate plattelandse van stedelike toestande te onderskei het ek die gegewens van skole, met minder as 100 leerlinge apart getabelleer. (Sien Tabel 69). Ofskoon alle klein plaasskooltjies in hierdie groep opgeneem is, moet dit nie uit die oog verloor word nie dat baie, indien nie die merendeel, van ons plattelandse kinders in skole van meer as 100 leerlinge aangetref word. Nogtans is die feit dat daar 20.3% *baie*

*arm* in die kleiner plattelandse skole is, in vergelyking met 16.5% in skole bokant 100, 'n teken van die rigting waarin die grootste armoede te vinde is. 55.4% is behoeftig (insluitende „baie arm") in die suiwer plattelandse skole vergelyk met 46.0% in die ander.

(2) Tot dusver het ons maar net met die aantal *gesinne* te doen gehad. As ons, egter, in die tweede plek kyk na Tabel 69 hierbo, dan sal ons sien dat die gemiddelde ***aantal kinders per gesin*** op die verskillende ekonomiese hoogtes aanmerklik verskil. Gevolglik as ons die gemiddelde aantal kinders per gesin deur die aantal gesinne vermenigvuldig en die resultaat op 'n persentasie-basis uitdruk, dan kry ons 'n voorstelling van die relatiewe bydraes tot die skoolbevolking wat deur die verskillende ekonomiese klasse of stande gemaak word.

**Tabel 70. — Relatiewe bydrae tot die skoolbevolking gemaak deur elk van die verskillende ekonomiese klasse.**

| | |
|---|---|
| Baie arm | 22% |
| Arm | 34% |
| Gemiddeld | 41% |
| Welgesteld | 3% |
| | 100% |

'n Mens kan baie gevolgtrekkings van 'n vèrreikende aard van hierdie paar syfers maak. Ons raak slegs 'n paar van hulle aan:—

(a) Hierdie is die enigste aanduiding op 'n groot skaal wat ons in hierdie armblanke-ondersoek bereik het aangaande die mate van armoede onder die blanke bevolking van Suid-Afrika.

Dit wil blyk hieruit dat daar tussen 300,000 en 400,000 van die blanke bevolking in Suid-Afrika in groot armoede leef. Dit was in 1930.

As ons hou by ons definisie van 'n armblanke as 'n verarmde blanke persoon van plattelandse oorsprong en by die verskillende groepe wat ons onder hierdie term insluit. (sien bll. 6 en 292) dan sal dit nie korrek wees om te sê dat hierdie die aantal *armblankes* in Suid-Afrika aandui nie. By voorbeeld, die tradisionele stedelike armes wat in die agterbuurtes van elke groot stad aangetref word is onder hierdie getal inbegrepe. Aan die anderkant is hierdie syfers, egter, nie ver uit nie, want, in die eerste plek, soos ons opgemerk het in Tabel 68, is die persentasie „baie arm" orals die laagste in die groot stedelike gebiede

**Grafiek 11.— Die relatiewe bydrae tot die blanke skoolbevolking in S.-A. deur die verskillende ekonomiese strata.**



en hoogste in die meer plattelandse streke. In die tweede plek sluit die syfers in bostaande tabelle nie die blankes op die Alluwiale Delwerye in nie—waar daar tydens hierdie opname tenminste omtrent 50,000 mense was wat ons kon getel het as verarmde blankes van plattelandse oorsprong. As hierdie groep dus bygetel was dan sou die percentasie „baie arm'' b.v. in die Westelike Transvaal baie hoër gewees het as 18.6%.

(b) As ons bymekaar tel die „arm'' en die „baie arm'' dan vind ons dat 56% van ons skoolbevolking vandag gerekruteer word uit huise waar toestande (op hul beste) ongeskik is vir die behoorlike voeding en kleding van die kinders.

(c) Vir elke kind wat in 'n welgestelde huis opgebring word, groei daar sewe op in die uiterste armoede en 18 in meer of min armoedige huislike omstandighede, waar kinders nie behoorlik gekleed en gevoed word nie.

Die syfers van Tabel 70 word aanskoulik voorgestel in die meegaande grafiek (No. 11). As ons 'n vertikale lyn trek deur die middel van die groep met die gemiddelde inkomste, dan kry ons 'n punt waarbo ons ekonomiese toestande van die Unie as *bo die gemiddelde*, en waaronder ons hul as *onder die gemiddelde* kan beskryf. Laasgenoemde het ons met skuins strepies donkerder voorgestel om aan te toon dat meer as 75% van die blanke kinders in ons skole gerekruteer word uit huise waar ekonomiese toestande onder die gemiddelde is. Ons keer later terug tot 'n paar van die ekonomiese, sociale en opvoedkundige gevolge van hierdie ongelyke bydraes deur die verskillende ekonomiese klasse, tot die toekomstige blanke bevolking van Suid-Afrika*

### B. Die Verhouding tussen Intelligensie en Grootte van Gesin.

Voordat ons oorgaan tot die tweede deel van ons gegewens wat handel oor die verhouding tussen intelligensie en grootte

* Die Censussyfers betreffende die geboortes per 1000 getroude mans in Engeland verskaf ons 'n interessante vergelyking tussen die verskillende sociale stande:—

| | Boonste en Middel-klas | Tussenin | Geskoolde arbeiders | Tussenin | Onge-skoolde arbeiders | Totaal |
|---|---|---|---|---|---|---|
| 1911 | 76 | 106 | 113 | 122 | 153 | 125 |
| 1921 | 38 | 55 | 77 | 89 | 97 | 79 |

Gelet moet word hoe die daling in die geboortesyfers gedurende die 10 jaar 1911-21 relatief baie groter onder die boonste dan onder die laagste klasse was.

van gesin, moet ons daarop wys dat daar 'n derde verhouding is wat moet vasgestel word, alvorens ons al ons gevolgtrekkings empiries kan bewys, en dit is *die verhouding tussen intelligensie en ekonomiese toestand.* Ons het op hierdie punt 'n baie groot verskeidenheid van bevestigende getuienis. Dit is nie nodig om dit hier te herhaal nie. Uit die verstands- sowel as die onderwystoetse het dit geblyk dat ongeveer $^2/_3$ van die armblankes onder die gemiddelde van die land val. Afgesien hiervan bewys al die gegewens wat ek in Hoofstukke III, IV, V en VIII uitgewerk het oor en oor die noue verband tussen 'n lae intelligensie en 'n lae ekonomiese peil.

Heeltemaal apart van sulke empiriese feite weet ons ook *a priori* dat die minder intelligente mense baie makliker agterraak in die felle stryd om die bestaan dan dié wat meer intelligent is en ons sal, derhalwe, verwag om eersgenoemde groep in groter getalle onder die armes aan te tref. Die teenoorgestelde is ook waar. Arm ekonomiese toestande sal van hulle kant ook deur ondervoeding, verwaarlosing, ens., daartoe bydra om verstandelike groei te belemmer. Dit is wat betref die verband tussen intelligensie en ekonomiese toestand.

Ons het hier te doen met drie faktore:—

(a) Ekonomiese toestand; (b) Grootte van gesin; (c) Intelligensie.

Tot dusver het ons die verband tussen (a) en (b) en (a) en (c) empiries vasgestel. Wet nou nog moet bewys word is die verband tussen (b) en (c). Natuurlik dit is moontlik om bloot *a prories* te redeneer en te sê dat omdat daar 'n verband bestaan tussen (a) en (b) en ook tussen (a) en (c), dit moet volg dat daar ook 'n verband tussen (b) en (c) bestaan. M.a.w. as arm mense minder intelligent is en as hulle ook die grootste gesinne het, dan kan ons verwag dat onder die minder intelligente persone ook die grootste gesinne aangetref sal word.

Dit is egter vir ons nie nodig om op hierdie indirekte manier die saak te bewys nie. Sulke *a priori* redenering mag tot onjuisthede lei. Ons het hier vier groepe gegewens wat direk bewys dat daar betreklik meer mense van 'n lae intelligensie in die groter as in die kleiner gesinne aangetref word.

(i) *Boonste kwart en onderste kwart van standerd.* Die eerste groep gegewens het ons as volg verkry: Ons het onderwysers versoek om die kinders in hulle skole in drie groepe in te deel: (A) dié wat in die boonste kwart van hul standerd is (d.w.s. die skranderste leerlinge); (B) dié wat in die middelhelfte is; (C) dié wat in die laagste kwart is, wat betref posisie in die klas (d.w.s. die domste leerlinge). Hierdie groepe is toe elkeen weer geklassifiseer volgens die grootte van die gesin

waaruit hierdie kinders afkomstig is. Ons het daarin geslaag om op hierdie manier betroubare gegewens te verkry in verband met 29,221 leerlinge. Uit die resultate blyk duidelik dat daar uit die klein gesinne 'n groter percentasie skrander leerlinge is (d.i. van groep (A), wat in die boonste kwart van die klas is) as uit die groot huisgesinne. Klein gesinne van een, twee en drie kinders dra ongeveer 33% by tot die getalle van die skrander groep, terwyl die groot gesinne (van 11 en meer) 'n bietjie meer as 20% tot die skrander groep bydra. Die omgekeerde is ook waar, t.w. slegs 20% van die leerlinge in (C), die onderste kwart van die klas is kinders van klein gesinne, terwyl meer as 30% van die dommes uit groot gesinne kom; hierdeur word ons theorie derhalwe ook bevestig.

Grafieke 12 en 13 bestaan uit reguit lyne wat so getrek is dat hulle die algemene rigting van hierdie gegewens op die bes moontlike manier weergee wat betref die intelligensie van kinders uit gesinne van een tot veertien en meer kinders per gesin. Die tabelle waarop hierdie gebaseer is is te omvangryk om hier weer te gee.

Uit die grafieke blyk duidelik: (1) hoe die percentasie dom kinders (nl. die kinders in die onderste kwart van die klas) groter word namate die gesinne meer talryk is; (2) hoe die percentasie skrander kinders (nl. kinders in die boonste kwart van hul klas) kleiner word namate die gesin groter is.

In hierdie verband moet in die eerste plek daarop gewys word dat ons hier orals te doen het met *gemiddeldes*. Ons wil die algemene *rigting* van die feite aandui. Daar is natuurlik uitsonderings. Ons is almal bekend met uiters bekwame persone uit talryke gesinne en met dom mense wat uit klein gesinne kom. Tewens was dit in die verlede, onder die ou patriarchale stelsel meer die geval as onder gemoderniseerde toestande. Toe kon die welvarende (en intelligente) boer dit bybring om 'n talryke gesin groot te maak en op te voed. Vandag kan die middel- en selfs welgestelde klasse dit nie bekostig nie. In die tweede plek moet daar nou nie uit bogenoemde twee feite afgelei word dat as 'n man met opset sy gesin tot 'n paar kinders beperk hy *ipso facto* hulle intelligensie sal verbeter nie, of omgekeerd as 'n man van plan is om 'n talryke gesin groot te maak, hy daardeur gevaar loop om kinders van 'n lae verstandsvermoë in die wêreld te bring nie. Nee, as hy en sy vrou intelligente persone is sal hy na alle waarskynlikheid oor die algemeen geneem intelligente kinders hê, — dit maak nie saak of sy gesin nou groot of klein is nie. As hy en sy vrou van 'n lae intelligensie is dan is dit waarskynlik dat hulle kinders oor die algemeen geneem minder intelligent sal wees, afgesien heeltemaal van die feit of hulle kroos nou klein of groot is.

**Grafiek 12 — Die verhouding van skranderheid en domheid tot grootte van gesin.**



Al wat ons deur middel van hierdie grafiiese voorstellings wil aantoon, is dat die intelligente mense *in die reël* gewoonlik klein gesinne het, en dat die minder intelligentes geneig is om groot gesinne te hê, en om dié rede is dit dat *die getal dom kinders onder ons bevolking inderdaad vinniger toeneem as die getal skranderes,* — insoverre skranderheid volgens die posisie in die klas op skool gemeet word.

Dit is waarskynlik toe te skrywe aan die volgende redes: (a) dat in die reël die meer intelligente mense die neiging het om kleiner gesinne te hê, (b) dat in die reël die minder intelligente mense geneig is om groot gesinne te hê, en (c) dat daar 'n baie hoë korrelasie is tussen die intelligensie van ouers en hul kinders.

Dieselfde verhouding word aangetref in skole met minder as 100 leerlinge, d.w.s. plattelandse skole, behalwe dat dit daar selfs meer op die voorgrond tree.

Ons het ook probeer uitvind wat *die verband is tussen die posisie in die gesin en die prestasie op skool,* d.w.s. welke verskille daar bestaan tussen die oudste en jongste kinders in die gesin. Die rede waarom ons op hierdie saak ingaan, is omdat ons in ons studie van behoeftige gesinne dikwels te doen gehad het met gevalle waar die moeder van 'n behoeftige gesin so uitgeput* en feitlik deur moedeloosheid oorvalle is omdat sy so 'n groot getal kinders moes baar—feitlik een elke jaar—dat die jonger kinders nie die nodige aandag en opleiding (training) kon ontvang nie. As gevolg hiervan, so word beweer, bestaan daar by hulle 'n gebrek aan discipline en vind hulle dit moeilik om 'n betrekking te hou wanneer hulle later begin werk. Aan die ander kant het ons gevalle teëgekom waar die jonger kinders dit dikwels beter gehad het as hul ouer broers en susters; want toe die jongeres gebore is, het die ouer kinders al verdien en iets bygedra tot die onderhoud van die familie, en het ook gehelp met die opvoeding van die jongere kinders. Hierdie twee faktore elimineer mekaar.

---

* „Dr. Jansen, die vooraanstaande deskundige in Nederland oor kraamtoestande en erflikheid, kom tot die gevolgtrekking in 'n boek, *Feebleness of Growth,* dat selfs in gevalle waar hulle die invloede van sterk drank of veneriese siektes kon uitgeskakel het, die kinders van groot gesinne—namate die geboortes mekaar opgevolg het—op 'n toenemende graad kleiner en swakker was. Hierdie agteruitgang is hoegenaamd nie te wyte aan enige inherente embryologiese verskille nie. Inteendeel het dit geblyk dat wanneer, soos soms gebeur het, een of twee van die kinders heeltemaal klein gesterf het, die volgende oorgeblewe kind werklik sterker was dan die laaste een. Dit bewys dat die agteruitgang inderdaad te wyte was aan die feit dat die moeder so uitgeput was." (E. W. McBride, F.R.S. in *Nature,* April 4, 1931.)

R

Die kwessie van verskil tussen die oudste en jongste kinders is trouens ingewikkeld as gevolg van drie moeilikhede wat ons nie met behulp van die beperkte gegewens wat ons tot ons beskikking gehad het kon oplos nie: (1) Ons het te doen gehad met kinders van die skoolgaande ouderdom. Die gevolg was dat die ouer kinders van groot gesinne reeds die skool verlaat het en derhalwe nie met die jonger kinders vergelyk kon word nie. Dieselfde moeilikheid is ondervind in die geval van die jonger kinders van klein gesinne. (2) In die tweede plek het ons ook te doen gehad met onvoltooide gesinne, d.i. 'n mens kon b.v. nie sê of 'n kind van sewe jaar wat die oudste van vier is, nie miskien nog die oudste van veertien sou word en of dit 'n gesin van vier sou bly nie. (3) Ons het nie geweet wat die ouderdomme van die moeders van skoolkinders is nie. Dit sou natuurlik moeilik wees om uit te vind; 'n mens sou anders kon sê of 'n gesin nog groot kon word of nie.

Ten spyte van hierdie moeilikhede het ons tog informasie in verband hiermee ingewin, en ons gee dit hier aan vir wat dit werd is. Ons het die kinders nie alleen volgens die grootte van hul gesinne en ooreenkomstig hul posisie in die klas ingedeel nie, maar ons het hul ook in twee seksies geklassifiseer, naamlik: kinders wat aan die oudste helfte van die gesin behoort, en dié wat onder die jongste helfte val. In die geval van gesinne met 'n gelyke getal kinders, is hul in twee gelyke dele verdeel. In die geval van ongelyke getalle, is die middelste kind afsonderlik getabelleer. Ons het dit gedoen in die geval van 29,221 skoolkinders wat 19,843 gesinne verteenwoordig. Die uitslae hiervan kan weer beter deur middel van 'n grafiese voorstelling aangetoon word.

In Grafiek 13 het ons die getal skrander kinders volgens die onafgebroke lyn wat regs skuins na onder loop in Grafiek 12 geneem en in twee groepe opgesplits namate die leerlinge aan die jongste of oudste helfte van hul gesinne behoort. Hulle word hier voorgestel deur die twee reguit lyne wat regs skuins na onder loop. Op dieselfde wyse is die dom leerlinge ook opgesplits in oueres en jongeres, die lyn wat regs skuins na bo loop. Na aanleiding hiervan wil ons twee gevolgtrekkings noem:—

(1) *Ons bevinding dat daar minder skrander kinders en meer dom kinders in die groter gesinne aangetref word as in kleiner gesinne, word nie beïnvloed deur die feit dat die kinders aan die oudste of aan die jongste helfte van die gesin behoort nie.*

(2) *Die verskil tussen skrander en dom kinders volgens die grootte van die gesin, is blykbaar groter onder die ouer as onder die jonger kinders van die gesin, as ons 'n reeks gevalle*

Grafiek 13 — Die verhouding van skranderheid en domheid tot grootte van gesin namate die kinders tot die ouer of die jonger helfte van die gesin behoort.



*met van een tot veertien en meer kinders per gesin neem.*

Daar is baie ander interessante punte wat uitspruit uit 'n studie van hierdie grafiese voorstellings, b.v. waarom sny die lyne mekaar op daardie besondere punte en nie op ander punte nie?—maar ons kan dit nie hier bespreek nie.

(ii) *Boonste en onderste 10%.* Die tweede groep gegewens wat ons versamel het in verband met hierdie verhouding tussen intelligensie en die aantal kinders per gesin het ek verkry deur 'n aparte tabellering van (A) die boonste 10% en (B) die onderste 10% van ongeveer 15,000 leerlinge getoets deur middel van onderwystoetse toegepas in verband met hierdie opname (sien bladsy 179 en Hoofstuk VIII).

**Tabel 71.—Tabel om aan te toon die mediaan-grootte van gesin waaruit (A) die boonste 10% en (B) die onderste 10% van die kinders kom, op die basis van gemeenskappe wat min of meer homogeen is.**

| Type van Gemeenskap of streek | Mediaan-grootte van Gesin. A. Boonste 10% | B. Onderste 10% | % wat B.-gesinne groter is as A. |
|---|---|---|---|
| Stede (gemengde bevolking: Ryk en arm). Pretoria, Kaapstad, Port-Elizabeth en Pietermaritzburg | 4.58 | 6.85 | 50% |
| Dorpe (Natal en Transvaal: Ryk sowel as arm) | 4.68 | 6.29 | 34% |
| Witwatersrand (meestal behoeftige skole) | 5.50 | 7.17 | 30% |
| Plase in Transvaal (meestal behoeftig) | 6.50 | 8.46 | 30% |
| Plase in Kaapprovincie (meestal behoeftig) | 6.50 | 8.10 | 25% |
| Karo en skole in kus-dorpe (gemengd maar baie behoeftiges) | 6.31 | 7.58 | 20% |
| Noordwestelike Kaapprov., Namakwaland, ens. (meestal behoeftig) | 6.83 | 7.00 | 2% |
| Totaal | 5.67 | 7.23 | 28% |
| Delwerye (meestal behoeftig) | 5.27 | 6.14 | 17% |
| Armblanke-nedersettings en Kakamas (meestal behoeftig) | 6.00 | 6.87 | 14% |
| Industrieskole (gekommitteerde kinders onder die Kinderbeskermingswet) | 6.30 | 6.95 | 10% |
| Algemene Totaal | 5.71 | 7.17 | 26% |

Die mediaan-leeftyd van hierdie twee groepe is feitlik dieselfde. Groep (A) was gemiddeld 13.12 jaar en Groep (B) 13.08 jaar. Hulle distribusie-verspreidings is ook feitlik dieselfde.

Uit die voorafgaande tabel blyk dat daar selfs in die geval van min of meer homogene gemeenskappe, b.v. die Transvaalse plase, 'n aanmerklike verskil is tussen gemiddelde grootte van die gesin waaruit die dom kind voortspruit en die grootte van die gesin waaruit die skrander kind afkomstig is. Die eersgenoemde is afkomstig uit 'n klas van gesin waarin daar gemiddeld 26% meer kinders is as in die geval van die laasgenoemde. Dit is interessant om op te merk dat die grootste verskil aangetref word in die meer gemoderniseerde gemeenskappe, b.v. die stede en dorpe, waar 'n sterker konkurrensie ongetwyfeld 'n groter verskeidenheid te weeg bring— en waarskynlik ook groter verskille in intelligensie. Let ook in die geval van Namakwaland op hoe die gesinne van die 2 groepe min of meer ewe groot is; die toestande is nog enigsins primitief en die lewenspeil nog nie deur die onderwys in so'n mate verhoog dat dit 'n merkbare invloed op die grootte van die gesinne kan uitoefen nie.

Die gemeenskappe wat ons in Tabel 71 aangee bevat 'n te grote percentasie van arm mense om as verteenwoordigend van die hele bevolking beskou te word. Maar selfs dan nog, as ons die onderste en die boonste 10%-groepe vergelyk ten opsigte van hulle ekonomiese posisie, vind ons dat die onderste 10%-groep meer as 3 keer so veel armes bevat as die boonste 10%-groep.

Die volgende tabel gee 'n ontleding van die boonste 10% (skrander) leerlinge en van die onderste 10% (dom) leerlinge, volgens hul ekonomiese en huislike omstandighede.

Die indeling volgens die huislike toestand is gemaak volgens die socio-ethiese trekke wat die gesin openbaar. Dit is nodig omdat ons dikwels huisgesinne aangetref het waar die ouers—hoewel behoeftig—vooruitstrewend, eerlik, sober en hardwerkend is. Afgesien van die gevolge van ondervoeding, ens., sal so'n huis nie 'n negatiewe invloed op die karakters van die kinders uitoefen nie, en hulle nie in hul vordering belemmer as hul verstand goed is nie. Sulke omstandighede word egter meer by wyse van uitsondering aangetref, want soos blyk uit Tabel 72 is die korrelasie tussen armoede en 'n lae socio-ethiese peil hoog.

By die interpretasie van hierdie korrelasie moet ons in ag neem die feit dat onderwysers geneig sal wees om 'n arm huis op 'n lae sociale en sedelike peil te plaas, en omgekeerd. Dieselfde „halo-effek'' is waarskynlik ook gevind by die beoordeling van die beter klas gesinne.

**Tabel 72.**

**Groep A. Boonste 10% in skoolwerk (kleiner gesinne).**

| Socio-ethiese peil van huis | Ekonomiese toestand | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|
| | Baie Arm | Arm | Gemid. | Welaf | Totaal | % |
| Swak | 39 | 30 | 24 | 23 | 92 | (7.3%) |
| Middelmatig | 12 | 53 | 54 | 1 | 120 | (9.4%) |
| Goed | 23 | 176 | 698 | 163 | 1,060 | (83.3%) |
| Totaal | 74 | 259 | 775 | 164 | 1,272 | (100%) |
| Percentasie | (5.8) | (20.4) | (60.9) | (12.9) | (100.0) | |

**Groep B. Onderste 10% in skoolwerk (groter gesinne).**

| Socio-ethiese peil van huis | Ekonomiese toestand | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|
| | Baie Arm | Arm | Gemid. | Welaf | Totaal | % |
| Swak | 201 | 229 | 36 | 7 | 473 | (39.4%) |
| Middelmatig | 31 | 154 | 84 | 1 | 270 | (22.5%) |
| Goed | 25 | 178 | 234 | 21 | 458 | (38.1%) |
| Totaal | 257 | 561 | 354 | 29 | 1,201 | (100%) |
| Percentasie | (21.4) | (46.7) | (29.5) | (2.4) | (100.0) | |

Hierdie tabel, tesame met die voorafgaande tabelle, lewer egter verder bewys van die intieme verband tussen armoede, gebrek aan verstand, en groot gesinne.

(iii) *Vertraagde leerlinge.* Die laaste groep gegewens wat ons in verband met hierdie vraagstuk verkry het aangaande die verhouding tussen intelligensie en die grootte van die gesin, kom voor by die distribusie van 44,000 kinders wat 2 jaar en meer vertraag is in die skole van die vier provinsies, volgens die grootte van die gesinne waaruit hulle afkomstig is. In die geval van die groot gesinne was dit natuurlik net die jonger kinders wat ons op skool aangetref het. In die geval van klein, onvoltooide gesinne, was dit oor die algemeen die ouer kinders van die gesin wat ons in die hande kon gekry het.

Uit hierdie ondersoek blyk dit dat (a) 47% (d.w.s. meer as 20,000) van die vertraagde kinders afkomstig is uit gesinne van 8 en meer kinders per gesin. Dit is tweekeer so veel kinders (relatief) as wat gewoonlik (d.i. van alle skoolkinders) uit sulke groot gesinne afkomstig is. (b) Daar is onder vertraagde kinders relatief twee-en-'n half maal so veel gesinne met meer as 12 kinders as onder die kinders in die algemeen.

**Grafiek 14.—Die distribusie volgens grootte van gesinne waaruit vertraagde leerlinge kom in vergelyking met distribusie van die gesinne van alle skoolkinders.**



Grafiek 14 gee 'n aanskoulike vergelyking van die distribusie van vertraagde kinders met dié van alle skoolkinders ten opsigte van die grootte van die gesinne waaruit hulle afkomstig is. Hier, net soos in die geval van die *arm* gesinne, vind ons dat die vertraagde groep 'n baie meer symmetriese distribusie het—trouens die histogram van laasgenoemde groep lyk baie op dié van die normale, of ideale, distribusie-kromme. Dit wil blyk hieruit asof in die geval van mense met 'n lae intelligensiepeil daar geen ander faktor dan die natuur is wat die grootte van gesinne bepaal nie.

Natuurlik moet dit onthou word dat ons hier slegs te doen het met die gesinne wat deur kinders op skool verteenwoordig word. Gesinne met geen kinders of met kinders wat nog nie die skoolouderdom bereik het nie, kom nie in hierdie berekeninge voor nie. As hulle egter ingesluit word, het die mediaan-gesin in Suid-Afrika 'n bietjie minder as *drie* kinders.

Die mediaan-getal vertraagde kinders waarop hierdie gegewens gebaseer is, is 6.73 per gesin. Die mediaan-posisie in die gesin is 4.2. Met ander woorde, die vertraagde kind is 'n hele entjie in die tweede helfte van die gesin, d.w.s. hy val eerder onder die jonger kinders van die gesin as onder die ouer kinders. Hierdie kwessie van posisie is egter, soos hierbo vermeld, 'n saak in verband waarmee dit moeilik is om tot 'n bevredigende gevolgtrekking te kom, omdat ons nie voldoende gegewens in verband met *al* die verskillende faktore ingewin het nie.

(iv) *Konklusie.* Ten slotte sal dit miskien interessant wees om net 'n paar resultate te noem in verband met ondersoek wat in ander lande ingestel is insake die verhouding tussen intelligensie en die grootte van die gesin. Duff en Thompson (*British Journal of Psychology,* Oktober, 1923), het by 'n ondersoek van 13,625 kinders in Northumberland gevind dat die intelligensie-kwosiënte onder die professionele en hoër besigheidsklasse, waar die gesinne klein is, ongeveer 112 is, terwyl dit onder die landbouers en mynwerkers, wat groot gesinne het, gemiddeld omtrent 97 is. Chapman en Wiggins (*Ped. Sem.,* September 1925) het by 'n studie van 1,000 gevalle 'n korrelasie van —.33 ± .024 tussen die intelligensie-kwosiënt en grootte van gesin gevind. Terman (*Genetic Studies of Genius,* Deel 1, bl. 117) het by 'n studie van 90 begaafde leerlinge 'n korrelasie van —.271 ± .062 gevind. Theodore Lentz (*Journal of Educational Psychology,* Oktober 1927) het 'n korrelasie van —.304 ± .01 tussen die intelligensie-kwosiënte van 4,330 kinders en die grootte van die gesin gevind.

Ek gee hier sommige van Lentz se resultate aan, daar dit die algemene gevolgtrekkings, waartoe ek gekom het in verband met 'n studie van toestande in Suid-Afrika, staaf.

**Tabel 73 (a).**

**Verhouding van grootte van gesin tot intelligensie van kinders.**

| Getal broers en susters. | Gemiddelde I.-K. | Getal gevalle getoets. |
|---|---|---|
| 0 | 107.9 | 415 |
| 1 | 105.6 | 865 |
| 2 | 101.5 | 772 |
| 3 | 97.4 | 689 |
| 4 | 94.3 | 516 |
| 5 | 91.8 | 398 |
| 6 | 88.8 | 242 |
| 7 | 92.1 | 181 |
| 8 | 85.5 | 126 |
| 9 | 84.7 | 67 |
| 10 | 83.9 | 25 |
| 11 | 82.6 | 19 |
| 12 en meer | 79.9 | 15 |
| | Mediaan 97.9 | 4, 330 |

**Tabel 73 (b).**

| I.-K. | Gemiddelde getal kinders in gesinne verteenwoordig. | Getal gevalle getoets. |
|---|---|---|
| 150 en hoër | 2.2 | 54 |
| 140 — 149 | 2.5 | 80 |
| 130 — 139 | 3.0 | 152 |
| 120 — 129 | 3.1 | 313 |
| 110 — 119 | 3.5 | 537 |
| 100 — 109 | 3.5 | 837 |
| 90 — 99 | 4.2 | 910 |
| 80 — 89 | 4.9 | 782 |
| 70 — 79 | 5.3 | 431 |
| 60 — 69 | 5.4 | 186 |
| 50 — 59 | 5.7 | 46 |
| 45 — 49 | 5.5 | 2 |
| | Mediaan 4.16 | 4, 330 |

Op grond van die voorafgaande gegewens, kom Lentz tot die gevolgtrekking, waarmee ons geneig is om akkoord te gaan, na aanleiding van ons eie gegewens, dat „die omgekeerde korrelasie tussen intelligensiekwosiënt en grootte van gesin voldoende is om 'n aanmerklike daling in die gemiddelde intelligensiekwosiënt van een geslag tot die volgende aan te dui. Die graad van hierdie daling kan nie behoorlik bepaal word, alvorens meer studies van 'n dergelyke aard gemaak is van verteenwoordigende groepe, en voordat daar tot op sekere hoogte rekening gehou is met gesinne waar daar geen kinders is nie. 'n Zero-korrelasie (— .025 ± .024) tussen die getal broers en susters en die *prestasie-kwosiënt* (sien bladsy 294 hier benede) dui aan, maar bewys nie, dat die superieur intelligensie-kwosiënt van kinders afkomstig uit die kleiner gesinne nie aan die huisomgewing toe te skryf is nie.

Indien, soos hierdie syfers aandui (sowel as ander punte waarop gelet moet word) die totaal van ons intellektuele bate aan die afneem is, waar sal ons na 'n middel om dit te verhelp soek? 'n Blote vermeerdering in die getal kinders wat gebore word, kan tog sekerlik nie hierdie verlies aan intelligensie vergoed nie. 'n Bekende straat-advertensie het as volg gelui: ‚Alleen deur beter te doen as die gemiddelde, word die gemiddelde hoog gehou.' Tot wie sal ons ons wend vir die verbetering van die gemiddelde van ons intelligensie-kwosiënt? Daar is algemeen gesproke twee groepe persone wat ons kan help: diegene bokant die mediaan en diegene wat daaronder is; eersgenoemde deur meer en laasgenoemde deur minder kinders in die wêreld te bring."

Met hierdie oorwegings kom ons te staan voor die vraagstuk van geboortebeperking (of liewer die *kontrole* van geboortes, want dit het nie net te doen met *beperking* nie) en sy verband met die onderwys.

Soos alreeds vermeld, word die gesinne tot 'n minimum beperk onder die hoër klasse van die maatskappy met die oog op die hoë lewenspeil onder gemoderniseerde toestande—veel meer as in die ou dae van die voorvaderlike gewoontes in hierdie land. Die balans van die bevolkingsvermeerdering is uit verband geruk, soos aangedui deur die skuins distribusie van die krommes in Grafieke 10 en 14. Daar sal klaarblyklik nie 'n groter vermeerdering onder die hoër klasse te verwagte wees nie—alhoewel propaganda in daardie rigting ewe wenslik as redelik sou wees. Die mees uitvoerbare alternatief is egter die beperking van die grootte van gesinne onder behoeftiger en swakker klasse, beide deur onderwys en verhoging van die lewenspeil en deur

die verspreiding van kennis betreffende hygiëniese methodes van geboortebeperking, ten einde die ewewig, wat die natuur en die vooruitgang vereis, te herstel. Baie propaganda van 'n oordeelkundige aard sal nodig wees alvorens die traagheid van openbare mening en van die wetgewing uit die weg geruim kan word, en voordat dit algemeen besef word hoe hierdie ongebalanceerde voortteling onder die swakker en behoeftiger klasse nadelig op die toekoms van die blanke ras uitwerk.

Uit 'n bloot ekonomiese oogpunt beskou, sal iedereen wat Grafiek No. 11 (bl. 232) bestudeer, besef dat die ontsettende las wat op bemiddelde persone, wat nog steeds minder in getal word, in die vorm van belastings, ens., gelê word—om aldus 'n steeds toenemende meerderheid van behoeftiges te dra,—mettertyd ondraaglik sal word en die hele ekonomiese stelsel uit verband sal ruk.

Die ietwat onbesonne besorgdheid aangaande blote *kwantiteit,* wat kensketsend is van publieke reaksie op iedere aankondiging dat daar 'n daling in die geboortesyfer is, sal gewysig moet word deur die aandag te vestig op oorwegings betreffende *kwaliteit.* Ons maak 'n kolossale fout as ons die hoë geboortesyfer onder die armblankeklasse goedpraat of selfs goedkeur, omdat ons weens die daling van die geboortesyfer onder die ander klasse, op grond van louter kwantiteit, bevrees is dat die blanke bevolking in Suid-Afrika sal verdwyn. Ons sê dit veral omdat ons besef dat ons hier in Suid-Afrika maar 'n handjievol blankes is te midde van ontsettende getalle naturelle. Wat ons wel sal help in ons voortbestaan op kulturele sowel as materiële gebied is eerder kwaliteit as kwantiteit. Dit is juis daardie onderste 10% van ons blankes wat weens hul vinnige vermeerdering in kwantiteit en nie kwaliteit nie, ons aan al hierdie kommer en sorg blootstel. Dit is wat ons vandag so ver gebring het om die vraagstuk van *armblankedom* te bestudeer en nie die vraagstuk van armoede, soos hy hom voordoen onder alle rasse en kleure in Suid-Afrika nie.

Ons is nie van plan om ons op die groot vraagstuk oor watter die sterkste faktor is, *oorerwing* of *omgewing,* te begeef nie. Dit is hier nie nodig nie. Dit maak nie saak watter een van die twee ons as die hoofoorsaak neem nie, die verskynsel is reeds sorgwekkend genoeg. *Dis 'n feit dat as 'n mens in aanmerking neem die dubbele handicap ten gevolge van inferieure omgewing (wat seker is) en inferieure oorerwing (wat waarskynlik is), waaronder (by 'n matige berekening) nie minder as 50% van ons toekomstige blanke bevolking aangroei, dan kom die vraag of die blanke ras in Suid-Afrika (indien hierdie toestand lank*

*voortduur), nie baie van daardie weerstandsvermoë en viriliteit wat so noodsaaklik is vir die voortbestaan van 'n blanke beskawing in Afrika, sal verloor nie.*

Dit baat ons nie veel om ons te troos met die idee dat daar soortgelyke verskille in die geboortesyfers van Europese lande bestaan nie. Die feit bly staan dat die blanke bevolking van Suid-Afrika in 'n unieke posisie verkeer, t.w. dié van opvoedende leierskap. Afrika, en boweal ons, kan dit nie bybring om 'n daling in die gemiddelde intelligensiepeil van ons blankes te gedoog nie.

Ons enigste hoop lê in opvoeding en propaganda van die regte soort, waardeur die lewenspeil onder die behoeftiges verhoog, en die ewewig van die bevolkingsaanwas herstel kan word deur 'n natuurlike en 'n kunsmatige beperking van die grootte van gesinne onderaan die skaal.

Op dié wyse kan die las op die boonste lae van die maatskappy verlig word; hulle kan dan beweeg word om, in hul eie belang en in dié van die ras, groter gesinne voort te bring.

Ons moet bo alles 'n premie stel op sterkte en nie op swakheid nie, as ons as 'n blanke ras wil voortbestaan.

## HOOFSTUK VII.

## GRATIS ONDERWYS EN DIE AFHANKLIKHEIDSGEES.

Een van die karaktertrekke wat besonder maklik deur armoede ontwikkel word en wat herhaaldelik in verband gebring word met die armblanke, is 'n sekere afhanklikheidsgees, soms ook beskryf as 'n gebrek aan verantwoordelikheidsgevoel of pligsbesef, of 'n gebrek aan skaamte- of eergevoel.

Hierdie karaktertrek word meer volledig bespreek in die rapporte van die Psychologiese en die Sociologiese Navorsers. So baie getuies het egter, oor hierdie trek sprekende, dit sonder onderskeid met *Gratis Onderwys* in verband gebring dat ek gevoel het dat die ondersoek onvolledig sou wees as ek nie op die betrekking tussen hierdie geesteshouding en die onderwys sou ingaan nie.

Behalwe onderhoude wat ek gedurende die ondersoek met onderwysers, skoolraadslede, predikante, ouers (arm of nie), besigheidsmense, ens., gehad het, het ek 'n vraelys wat die hele onderwerp omvat, aan die sekretarisse van alle skoolrade in die Kaapprovincie, O.-Vrystaat en Transvaal gestuur, sowel as aan al die Onderwysdepartemente. Onder ander het ek van sowat 100 verskillende skoolrade, wat taamlik wel die bogenoemde drie provincies verteenwoordig, gegewens ontvang.

Die resultate word onder die volgende algemene hoofde gegee:—

A. 1. Staatsvoorsiening vir Gratis Onderwys (deur Provinciale en Uniale Departemente)
   (a) vir alle burgers,
   (b) alleen vir behoeftiges.
2. Voorsiening deur plaaslike liggame gemaak (meestal vir behoeftiges).

B. Uitwerking van hierdie vorme van hulpverlening op die mentaliteit van die mense en op hulle houding teenoor die onderwys.

### A. 1. Staatsvoorsiening vir Gratis Onderwys.

As mense die kwessie van gratis onderwys bespreek, verwar hulle die saak dikwels deur nie goed te onderskei tussen wat die

Staat vir die gewone leerling doen nie en wat hy behalwe dit nog doen vir 'n sekere deel van die bevolking omdat hulle arm is. Ten einde hierdie feite in hulle regte perspektief te sien, sal ons eers 'n kort oorsig gee van die bestaande voorsienings deur die Staat gemaak.

(a) Vir alle burgers afgesien van hulle ekonomiese toestand.

In Transvaal en die Oranje-Vrystaat is, ons kan maar sê, van die tyd van die Engelse Oorlog van 1899-1902 af, 'n stelsel van gratis *laer* onderwys in werking gewees. Gratis laer onderwys is in Natal in 1918 en in die Kaapprovinsie in 1920 ingevoer. Die Transvaal en die Oranje-Vrystaat het in 1914 en 1920 respektiewelik gratis *middelbare* onderwys ingevoer. Van die begin van 1931 is in die Kaapprovinsie alle leerlinge van 15 jaar en daaronder van skoolgelde vrygestel. Vir die res moet vir middelbare onderwys in die Kaapprovinsie en Natal betaal word. „Gratis'' het in die hiergenoemde voorsieninge betrekking alleen op leergelde. Bowendien voorsien die Transvaal ook nog alle laer-skoolkinders gratis van boeke en skoolmateriaal, of hulle dit kan betaal of nie. Aan hierdie pos alleen het die Transvaal in 1930 meer as £70,000 bestee. Behalwe aan hierdie pos sou dit moeilik gaan om te skat wat „gratis'' onderwys werklik die Transvaal kos.

Wat wel vreemd is, is dat die meeste mense nie besef dat „gratis'' onderwys glad nie gratis is nie. Ons onderwysrekening van die Unie beloop byna £10,000,000 per jaar, wat deur die volk regstreeks of onregstreeks betaal word. 75% van hierdie uitgawe word veroorsaak deur die laer en middelbare onderwys aan blanke kinders, waarvoor die belastingbetaler teen £20 per leerling per jaar betaal. Bowendien, as 'n ouer skoolgeld betaal, betaal hy nog volstrek nie vir sy kind se onderwys nie. Hy dra maar net 'n klein deeltjie tot die koste by. Al wat skoolgeld werklik beteken, is dat dit 'n extra belasting lê op mense wat kinders in die wêreld bring en wat as 'n natuurlike verpligting daardie kinders behoort te voed, te kleed en op te voed. En al waar gratis onderwys op neerkom, is dat die Staat van sekere inkomste afsien en 'n vergoeding daarvoor vind in ander vorme van belasting wat hy sy burgers oplê.* In

* Suid-Afrika het nog nie die stadium bereik wat b.v. deur sommige State van Amerika, deur Rusland en gedeeltelik deur Australië bereik is nie, waar die beginsel van gratis onderwys konsekwent toe-

1930 was die inkomste uit die betaling van losies- en leergelde in verband met laer en middelbare onderwys in die vier provincies ongeveer een-twintigste van die koste van daardie onderwys. As ons oordeel na die inkomste deur Natal en die Kaapprovincie ontvang voordat enige stelsel van gratis onderwys ingevoer is, wil dit skyn dat naastenby een-tiende van die koste van die onderwys uit die skoolgelde deur die ouers betaal, gekom het.

Verpligte onderwys en gratis onderwys staan logies met mekaar in verband. „As die staat my dwing om my kinders skool-toe te stuur, moet hy ook maar daarvoor betaal,'' word herhaaldelik van ouers gehoor. Skoolbesoek is nou verpligtend vir alle blanke kinders van 7 tot 16 jaar, of tot Standerd VI. In Natal is die ouderdomsgrens 15 jaar. Op die Rand is kinders verplig om skool te gaan tot op 15-jarige leeftyd, sonder bepaling van Standerd. In 1930 het die Transvaal wetgewing aangeneem om die standerdgrens op te skuif tot VIII, maar weens finansiële gedruktheid sal hierdie maatreël nie nou toegepas word nie.

(b) Alleen vir behoeftiges.

In die Kaapprovincie voorsien die staat, deur middel van die stelsel van koshuise vir behoeftiges (ingevoer in 1917, sien bl. 321

---

gepas word van die Kindertuin tot die Universiteit. Daar was 'n tyd dat die opleiding van onderwysers in enkele provincies gratis was, en teenswoordig word toekomstige onderwysers gesteun deur 'n baie vrygewige stelsel van lenings, wat in baie gevalle al hulle onkoste, ook van kos en inwoning, dek. Daar is geen twyfel aan nie dat die onderwysersprofessie vir hierdie byna onvermydelike bevoorregting, om nie te sê vertroeteling nie, in vergelyking met ander professies moet boet.

Deur middel van 'n speciale vraelys het ek van die 5000 voltydse studente aan ons Universiteite inligting gekry omtrent die beurse en lenings wat hulle uit verskillende bronne ontvang. Uit die versamelde gegewens blyk dat omtrent 2,000 studente beurse en/of lenings ontvang tot 'n bedrag van sowat £90,000 per jaar. Die gemiddelde grootte van 'n beurs was ongeveer £30 en van 'n lening ongeveer £38. Die Universiteite self het omtrent £26,000 aan beurse bygedra. Meer as die helfte van die lenings kom van die provinciale onderwysdepartemente ten behoewe van onderwyser-studente wat universitaire kursusse volg. 60 percent van die Suid-Afrikaanse Universiteitstudente is blykbaar in staat om met eie middele of steun van ouers hulle opvoeding sonder finansiële hulp van buite voort te sit.

In verband met techniese kolleges, wat oor die 20,000 studente tel, word maar net £5,000 aan beurse bestee.

benede) in die onderwys van 8,000 kinders van behoeftige ouers wat meer as 3 myl van 'n skool af woon, teen 'n uitgawe van ongeveer £140,000 per jaar. Die staat maak ook voorsiening vir die vervoer van behoeftige kinders wat meer as 3 myl weg van 'n skool woon.

Vir hierdie doel word oor die algemeen donkies gebruik, en baie onderwysers is van oordeel dat die noue omgang gedurende 'n hele paar uur per dag met hierdie soort dier 'n ongunstige invloed op die kind het! £16,000 is in 1930 grotendeels vir laerskoolkinders vir hierdie doel bestee. Bowendien word jaarliks nog omtrent £29,000 aan losiestoelaes vir laerskoolkinders uitgegee. Sulke kinders loseer by private persone binne bereik van 'n skool. Hierdie stelsel het egter baie nadele. Hoewel die toelae per kind slegs £12 per jaar is, vind sommige mense dit nogal 'n winsgewende besigheid!

Vir alle kinders in koshuise vir behoeftiges, en ook vir alle ander behoeftige kinders in die laer skool (d.i. tot en met St. VI) is boeke en skoolmateriaal gratis beskikbaar mits die waarde daarvan nie meer as 20% uitmaak van die totale koste van boeke wat in die laer skool gebruik word nie. Plaaslike liggame, b.v. Stadsrade of Afdelingsrade, kan bydrae gee om hierdie persentasie nog bo die 20% te bring. Ons weet nie hoeveel vir hierdie doel bestee word nie, en ook nie hoeveel kinders in die Kaapprovincie hiervan geniet nie.

Vir middelbare onderwys word jaarliks 'n beperkte aantal beurse toegeken aan skoolrade, wat dit dan uitdeel tot 'n bedrag van £20 per leerling in St. VII en VIII, en £25 per leerling in St. IX en X. In 1930 is aan hierdie beurse vir middelbare onderwys £35,349 bestee.

In *Natal* kan boeke en skoolbehoeftes gratis aan arm leerlinge gegee word op aanbeveling van die hoof van die skool (Ord. No. 14, 1925).Van 1931 af (Ord. No. 13) word gratis middelbare onderwys sowel as boeke gratis toegestaan aan behoeftige leerlinge wat aan die end van die skooljaar waarin hulle 15 jaar oud word, Standerd VI deurgekom het. Volgens die rapport van die provinciale rekenmeester vir 1929 is aan kos en inwoning vir behoeftige leerlinge £2,305 uitgegee; £5,648 aan vry kos en inwoning in skoolkoshuise, en £4,897 aan vry maaltye vir behoeftige leerlinge: in totaal £12,883.

Behalwe vry boeke en skoolbehoeftes wat, soos reeds vermeld, deur die *Transvaal* aan alle laerskoolkinders verskaf word, maak die departement daar ook voorsiening vir gedeeltelike of algehele vry kos en inwoning of vervoer vir kinders van ouers wat buite bereik van die skool woon en wat, volgens die skoolraad, nie self in staat is om in die onderwys van hulle kinders

te voorsien nie. Hierdie voorsiening kos die Staat jaarliks naastenby £34,000 per jaar. Een-derde van hierdie geld word gebruik vir vervoer, en twee-derdes vir kos en inwoning. Dit stel meer as 3,000 laerskoolkinders in staat om naby skole ver van hulle huis te woon, en ongeveer dieselfde aantal ontvang vervoer gratis, meestal met donkies.

By die middelbare onderwys het die Transvaal, soos ons hierbo gesien het, ontheffing van skoolgeld vir alle kinders, behoeftig of nie. Vir kos en inwoning en boekbeurse word dieselfde voorwaardes bepaal as in die laer skool, nl. onvermoë om te betaal. Hieraan word egter toegevoeg dat van die leerling 'n sekere standaard van bekwaamheid verwag word; hy moet by die examen van St. VI ten minste 60% van die totale aantal punte behaal om vir so'n beurs in aanmerking te kan kom. Die inspekteur lê die lys van die name voor die skoolraad, wat dan by die toekenning van die beurse volgens eie oordeel te werk gaan om die graad van behoeftigheid van die ouers te bepaal. Die departement staan jaarliks aan elke skoolraad 'n sekere som geld toe, gebaseer op die aantal leerlinge in St. VI in die distrik. Party skoolrade verkeer onder die indruk dat die hele som geld moet opgebruik word, of daar nou al genoeg gevalle van behoeftigheid is of nie. Die gevolg hiervan is dat party beurse toegeken word om 'n skool op sy graad te hou, dat baie ouers wat wel kan betaal, beurse vir hulle kinders ontvang, en verder nog dat party kinders wat ongeskik is vir middelbare onderwys tog na daardie skole gelok word. As die aantal leerlinge daal, kan 'n onderwyserspos miskien afgeskaf word, of 'n koshuis kan te min kosgangers hê om met voordeel gedryf te kan word.

Teenswoordig ontvang meer as 25% van alle middelbare-skoolleerlinge in die Transvaal beurse. In sommige hoër skole is die proporsie meer as 75%. Die persentasies is as volg verdeel: In 8% van die Transvaalse hoër skole is die persentasie beurshouers meer as 60%. In 27% van die skole is tussen 40 en 59%, in 24% van die skole tussen 20 en 39%, en in 41% van die skole minder as 20% beurshouers.

Natuurlik is die persentasie in hoër skole wat groot landelike streke bedien, baie hoër as in stedelike sentra. Die plattelandse laer skool gaan nie verder as St. VI nie; en as 'n kind verder wil leer, moet hy as 'n koskoerling na die hoër skool in die dorp gaan.

Die gemiddelde grootte van middelbare-skoolbeurse is vir die hele Transvaal as volg: vir kos en inwoning £25.9, vir boeke

S

£2.8, vir vervoer £3.9. In party centra is die gemiddeldes byna tweemaal so groot.

Voorheen was die Transvaal selfs nog vrygewiger met sy beurse en die verskaf van vry boeke, ens. As gevolg van die depressie moes die toevlug geneem word tot besuinigingsmaatreëls. Gevolglik word nou by die toekenning van beurse meer aangedring op werklike armoede, met die moontlike gevolg dat die graad van bekwaamheid om voordeel van 'n beurs te trek nie langer die belangrykste oorweging is nie en dat die standaard van intelligensie van beurshouers sal gaan sak.

In die *Oranje-Vrystaat* staan die departement (a) koshuisbeurse toe van nie meer as £10 per jaar en vervoerbeurse van nie meer as £5 per jaar vir kinders onder 16 wie se ouers meer as drie myl van 'n geskikte skool af woon en nie in staat is om self vir die kosgeld en vervoer van die kinders te sorg nie. £14,000 is in 1930 uitgegee aan vervoer (waarvoor motorlorries in toenemende mate gebruik word) en ongeveer £4,000 aan kos en inwoning van sowat 800 laerskoolkinders. (b) Vir middelbare onderwys gee die departement beurse in die vorm van lenings aan veelbelowende kinders wie se ouers nie kan betaal nie. Dit het in 1930 £5,671 bedra, wat aan 355 middelbare-skoolleerlinge uitbetaal is. Die grootste deel, nl. £3,770, van hierdie som is gebruik ten behoewe van leerlinge wat hulle voorneme te kenne gegee het om na die Normaalkollege te gaan en op dié grond beurslenings gekry het. (c) Vir vry boeke aan behoeftige leerlinge het die departement in 1930 oor die £4,000 betaal.

As 'n mens sou gevra word om die *vier provincies* ten opsigte van hulle werklike uitgawes aan „gratis" onderwys te *vergelyk*, sou dit uiters beswaarlik gaan, omdat hulle stelsels so veel van mekaar verskil. Wat die een provinsie moet regkry deur beurse, b.v. vir behoeftiges, daarin word deur die ander automaties voorsien deur middel van 'n stelsel van gratis onderwys vir almaal. Die een provinsie bring die behoeftige kind na die skool toe deur middel van 'n omslagtige stelsel van vervoeren losiesbeurse, terwyl die ander, b.v. die Kaapprovinsie, groot somme bestee aan koshuise waarin kinders uit plattelandse streke bymekaargebring word. In hierdie opsig bestee die Kaaplandse Departement waarskynlik wel driemaal so veel om in die *laer* onderwys van behoeftige kinders te voorsien as enige ander provinsie; en die Departemente van die Oranje-Vrystaat en Natal waarskynlik die minste: in eersgenoemde as gevolg van plaaslike pogings, en in die ander deurdat daar vergelykenderwys minder armoede heers en die afstande nie so groot is nie. In elk geval, 'n mens hoef maar net die tabel op bl. 46 in te kyk

om te sien wat hierdie maatreëls vir gratis onderwys en vrygewige beursstelsels beteken het vir die vermeerdering van die aantal skoliere. In 1910 was daar 100,000 blanke kinders van skoolgaande leeftyd in die Unie, wat nie skoolgegaan het nie. Vandag is byna almaal in die skoolnet gevang.

Met betrekking tot *middelbare* onderwys kan in sekere mate 'n vergelyking tussen die provincies gemaak word.

Uit hierdie syfers sien ons dat die Transvaal ten spyte van sy gratis middelbare onderwys, *nog boonop* vergelykenderwys tweemaal soveel aan middelbare-skoolbeurse bestee as die Kaapprovincie en meer as viermaal soveel as Natal, waar skoolgeld betaal word. In wat volg, sal ons sien dat as gevolg van die byna oordrewe vaderlikheid van die Staat in Transvaal, so goed as alle plaaslike inisiatief om beurse vir die kinders van 'n dorp of distrik te vind, gedood is. In hierdie opsig is die toestand in die Oranje-Vrystaat daarteenoor baie gunstiger. Die departementsbeurse van die Oranje-Vrystaat moet terugbetaal word, en boonop word nog groot somme geld plaaslik opgebring om kinders van beurse en lenings te voorsien om hulle studie voort te sit.

In 1929 b.v. is in die Oranje-Vrystaat vir hierdie doel deur plaaslike „kermisse'' £19,157 ingesamel. Klein dorpies, soos Cloeolan en Fauresmith b.v., het respektiewelik £3,356 en £4,850 byeengebring. Die totale waarde van onderwysfondse op hierdie manier deur die verskillende distrikte van die Oranje-Vrystaat opgebring, oortref £73,000, en van hierdie bedrag is in 1928 £7,508 in die vorm van beurse aan behoeftige leerlinge betaal. Hierdie verhoogde plaaslike belangstelling in onderwys het die uitwerking gehad dat baie leerlinge na die middelbare skole in die Oranje-Vrystaat gebring is.

Soos die volgende tabel aantoon, het die Oranje-Vrystaat op die oomblik die hoogste percentasie middelbare-skoolleerlinge (1930 syfers).

*Percentasie leerlinge bo St. VI.*

| | |
|---|---|
| Oranje-Vrystaat . . . . . . . . | 13.4% |
| Kaapprovincie . . . . . . . . . . | 11.8% |
| Natal . . . . . . . . . . . . . . | 11.7% |
| Transvaal . . . . . . . . . . . . | 8.7% |

Die betekenis van hierdie syfers het ons hierbo, bl. 76, bespreek. Die punt waarop ons nadruk wil lê, is dat ofskoon die Transvaal die grootste staatsuitgawe vir middelbare onderwys het deur dit gratis te verskaf en die mees vrygewige beursstelsel uit te voer, dit tog van die vier provincies die laagste

staan wat betref die percentasie leerlinge wat hulle opvoeding op die middelbare trap voortsit. Dit skyn dus nie so dat 'n liberale stelsel van staatsbeurse noodsaaklik meer kinders na die middelbare skool bring nie. Daar is ander faktore wat byna belangryker is. Dié is: plaaslike inisiatief, en 'n geloof in middelbare onderwys.

Dit wat betref laer en middelbare onderwys soos dit deur die provincies gedryf word. Ons kom nou tot *beroeps- en industrie-onderwys,* wat tesame met die Kinderbeskermingswet deur die Unie-departement van Onderwys administreer word. Die uitgawe vir hierdie soorte van onderwys kan geag word hoofsaaklik bestee te wees aan die armer deel van ons blanke bevolking. Ten spyte van die pogings van die Departement, skyn beroeps- en industrie-onderwys dit swaar te kry om die stigma van behoeftigheid kwyt te raak.

In die ambags-, landbou- en huishoudskole (30 inrigtings met 1666 leerlinge) word die leerlinge veronderstel om te betaal. In werklikheid egter betaal 88% glad niks vir onderwys of kos en inwoning nie. So goed as almaal woon en eet in die departement se koshuise sonder betaling. Dis twyfelagtig of 2% van hulle die skool- en kosgeld ten volle betaal. 53% van hierdie leerlinge kry selfs klere, mediese en tandheelkundige versorging gratis. Die staat bestee jaarliks ongeveer £150,000 aan hierdie inrigtings (syfers vir 1930).

Die industrie-skole neem kinders in wat onder die kinderbeskermingswet gekommitteer is, en die staat betaal natuurlik alle uitgawes in verband met die onderwys en voeding van hierdie kinders. Sewe industrie-skole met 1,430 leerlinge kos die staat £100,000 per jaar. Bowendien dra die staat £150,000 by in die vorm van toelaes aan offisiëel erkende inrigtinge en vir die onderhoud van kinders onder die Kinderbeskermingswet—ongeveer 6,000 kinders in 72 inrigtings. Hoewel kinders weens misdadigheid, onregeerbaarheid en verwaarlosing ook gekommitteer word, is armoede *die* faktor wat hierdie soort van staatsondersteuning nodig maak.

As ons hierdie poste bymekaar tel, vind ons dat die Unie-Departement van Onderwys alleen omtrent £400,000 bestee om deur middel van onderwys die minder bevoorregte deel van ons volk op te hef.

Om dieselfde rede waarom dit moeilik was om die relatiewe bydraes van die verskillende provincies te vergelyk, is dit byna onmoontlik om te bereken wat die totale bydrae van die vier provincies met betrekking tot die opvoeding van behoeftige kinders is. As die onderwys nie gratis was soos in die O.V.S. en

Transvaal nie, sou die speciale voorsiening in die vorm van beurse groter wees. Hoeveel groter kan ons nie sê nie. As ons egter nadat ons al die bogenoemde poste bymekaargetel het, 'n ruwe skatting maak, dink ons nie dat die totale bedrag deur die staat uitgegee om die belemmerende invloed van armoede op die opvoeding uit te skakel, minder is as £1,000,000 per jaar nie. Dit kom neer op 12/- per hoof van die hele blanke bevolking en tussen £2 en £3 vir elke skoolgaande kind.

Dit aangaande die bydrae van die centrale autoriteite (in die Unie en die Provincies) om voorsiening te maak vir wat die Duitsers sou noem: *„Eine freie Bahn dem Tuchtigen."*

### A. 2. Plaaslike Voorsiening vir die Onderwys aan Behoeftige Kinders.

Die skoolraadsekretarisse is gevra om na te gaan hoeveel hulle respektiewe distrikte deur plaaslike liggame—*afgesien van wat van die staat of uit departmentele bronne ontvang word*—vir die onderwys aan behoeftiges bygedra word. Dit moes alleen maar sulke bedrae insluit wat regstreeks uitbetaal word vir kos en inwoning, vervoer, boeke, vergoeding van skoolgeld, voedsel, kleding, ens., en nie huur van geboue of rente, salaris van onder-

**Tabel 74. — Aantonende die relatiewe bydraes van plaaslike liggame vir die onderwys van behoeftige kinders.**

| Bron. | Kaapprov. (31 diste.) | O.V.S. (40 diste.) | Transvaal (5 diste.) | Totaal |
|---|---|---|---|---|
| | % | % | % | % |
| Plaaslike skoolfondse | 34.3 | 65.7 | 23.3 | 47.3 |
| Kerke (mees. N.G. Kerke) | 8.2 | 7.3 | | 7.1 |
| Stadsrade en Afdelingsrade | 7.8 | 1.4 | | 4.3 |
| Private persone | 9.7 | 3.1 | | 5.9 |
| Helpmekaar | 4.9 | 11.7 | | 7.5 |
| Kindersorg-organisasies | 26.0 | 2.6 | 10.8 | 14.3 |
| Onderwysers-organisasies | 3.7 | | | 1.8 |
| A.C.V.V. | 4.6 | | | 2.2 |
| Vroue- en Mannesen-dingbond-organisasies | | 0.6 | | 0.3 |
| O.V.S. Vroueverenigіng | | 7.6 | | 3.4 |
| S.-A. Vroue-Federasie | | | 48.4 | 4.0 |
| Andere | .9 | | 17.5 | 1.9 |
| | 100 | 100 | 100 | 100 |

wysers, huismoeders of opsieners in koshuise nie. Die gegewens was in baie gevalle onvolledig, sodat dit onmoontlik is om 'n statistiese opsomming van die juiste bedrae te gee. Die voorafgaande tabel, tot 'n percentasiebasis herlei, gee 'n globale idee van die betreklike bedrae deur die verskillende plaaslike liggame bygedra.

Die aantal distrikte waarvan hierdie gegewens getabelleer is, is aangegee. Natal het geen plaaslike skoolraadgebiede nie en is derhalwe uitgelaat.

Uit die bostaande tabel kan ons aflei:

(a) dat die verskillende plaaslike pogings skynbaar in 'n aansienlike mate gedeeltelik dieselfde gebied dek, en dat die plaaslike voorsiening in die onderwys aan behoeftiges net so veel behoorlike koördinasie nodig het as ander pogings om liefdadigheid te bewys (sien Verslag van die Sociologiese Navorser); (b) die O.V.S. het, soos reeds opgemerk is, deur sy skool-kermisse die sterkste plaaslike fondse vir opvoeding gestig; (c) die helfte van die geld wat plaaslik bygedra is, kom van skoolfondse *ad hoc*. Dan kom die Kindersorg-verenigings met 14.3%, en die Helpmekaar en die Kerke volg met 7.5% en 7.1% respektiewelik.

Die absolute bedrae van die 80 distrikte wat opgawes ingestuur het, beloop gemiddeld £150 p.j. per distrik. Die werklike gemiddelde vir alle distrikte in die land sal seker laer wees, want dis meer waarskynlik dat distrikte sonder veel plaaslike inisiatief in gebreke sal gebly het om opgawes in te stuur as dié wat iets deegliks gedoen het. 'n Aantal distrikte in die Transvaal het geen plaaslike fondse vir onderwys nie. Dié wat wel iets bydra, wissel af tussen onder £50 p.j. (b.v. Zwartruggens) en £200 p.j. (b.v. Middelburg en Witbank). Betreklike ryk Transvaalse distrikte kom ongunstig uit in vergelyking met bebetreklike arm distrikte in die Kaapprovincie, b.v. Carnarvon, Upington en Namakwaland (Springbok), in elkeen waarvan oor die £200 p.j. byeengebring word, en in die O.V.S., waar klein distrikte soos Smithfield, Philippolis, Brandford, Edinburg, Wepener, Kopjes, elkeen oor die £300 p.j. bygedra het.

As 'n mens al hierdie plaaslike bydraes tot 'n gemeenskaplike basis herlei, nl. die bedrag wat plaaslik per skoolgaande kind gegee word, kan 'n mens tot 'n behoorlike vergelyking kom van die betreklike graad van belangstelling in die verskillende provincies.:—

Die O.V.S. dra plaaslik 5/- per leerling by.
Die Kaapprovincie dra plaaslik 3/2 per leerling by.
Die Transvaal dra plaaslik 1/3 per leerling by.
Gemiddelde *3/6* per leerling.

Met volledige gegewens vir alle moontlik distrikte sou die gemiddelde vir die totaal aansienlik laer gewees het, daar 'n mens veilig mag veronderstel dat dié distrikte, wat geen opgawes ingestuur het nie, plaaslik weinig of niks vir die onderwys doen.

As ons argumentshalwe aanneem dat die gemiddelde vir die drie provincies die toestand taamlik juis weergee, dan blyk verder nog uit wat ons in die voorgaande reeds betoog het, dat die O.V.S. meer as enige ander provincie gedoen het by wyse van plaaslike inisiatief, en dat die Transvaal, wat die meeste van die staat ontvang, plaaslik maar net sowat 'n kwart doen van wat die O.V.S. doen.

Die totaalsyfers van 3/6 per kind is interessant as ons dit vergelyk met die *bydrae van die staat.* Natal uitgesonder, bedra die Staatsteun ten opsigte van behoeftigheid meer as £2 per kind. Dit beteken dat die Uniale en provinciale Onderwysdepartemente ten minste twaalfmaal soveel doen om die hinderende werking van armoede op die opvoeding weg te neem as die verskillende plaaslike liggame. Dit is heeltemaal afgesien van die bydrae van die staat tot opvoeding in die algemeen. Voorsiening vir kos en inwoning, voedselverskaffing, kleding en boeke vir behoeftige kinders behoort eintlik by uitstek 'n plaaslike werk te wees, daar die sukses daarvan in werklikheid van 'n intieme kennis van plaaslike omstandighede afhang; as ons dit in gedagte hou, spring die gebiedende noodsaaklikheid in die oog om die swaartepunt van die administrasie van hulpverlening te verlê van die centrale na die plaaslike liggaam.

## B. Die Effek van Hulpverlening op die Mentaliteit van die Ontvangers.

Nadat ons kortliks geskets het wat die Staat werklik doen om sogenaamde „gratis'' onderwys te verskaf, is ons nou in staat om die uitwerking van sulke voorsiening op die mentaliteit van die ontvangers in die algemeen en op hulle houding teenoor die opvoeding na te gaan. Ons het die bronne van ons inligtings hierbo al genoem, en ons mag daar byvoeg dat ons met betrekking tot wat volg, besondere sorg gedra het om alleen sulke getuienis uit te kies wat verteenwoordigend sowel as vertroubaar is. Egter moet in gedagte gehou word dat daar onder ons getuies mense sal wees, soos skoolraadsekretarisse, wat uit die aard van hulle werk oorwegend met dié deel van ons volk in aanraking gebring word by wie 'n houding van afhanklikheid van die staat en van liefdadigheid 'n ingewortelde gewoonte geword het. As ons hulle getuienis aanhaal, wil ons nie die indruk wek dat hierdie seksie 'n verteenwoordigende type van ons hele bevol-

king is nie. Inteendeel, ons het ruimskoots getuienis dat daar 'n groot deel van ons bevolking is wat nog steeds bereid is om groot persoonlike opofferinge te maak om hulle kinders 'n behoorlike opvoeding te gee. Maar terselfdertyd is dit 'n onloënbare feit dat in die laaste jare die laasgenoemde klas vinnig aan verdwyn is en die eersgenoemde vinnig toeneem—'n verskynsel wat deur almaal wat die feite ken, met die grootste besorgdheid gadegeslaan word.

Ek het besonderhede omtrent honderde gevalle waar mense met 'n goeie inkome en selfs dié wat 'n mens ryk mag noem, aansoek doen om finansiële hulp met vervoer, kosgeld en boeke vir hulle kinders—hulp wat uitsluitend vir behoeftiges bedoel is. Sulke aansoeke word gewoonlik deur die skoolrade geweier. Die percentasie van dié wat op bogenoemde grond geweier word, varieer van 3% tot 33$^1/_3$%. In die Oostelike Kaapprovincie is die percentasie ongeregverdigde aansoeke die laagste en in die O.V.S. en die Noordelike Transvaal die hoogste. 'n Skoolraadsekretaris uit die laasgenoemde streek skryf:—

„Ongeveer een-derde van die aansoeke om beurse word gemaak deur ouers wat met 'n bietjie inspanning die kosgeld en vervoer van hulle kinders kan betaal. Die meeste van hierdie mense is grondbesitters en hou motorkarre aan."

Daar is gevalle van 'n boer wat tot 5,000 morge grond sonder verband en 250 stuks vee besit, van 'n onderwyser met byna £600 salaris en 'n klein gesin, en van 'n gesin met 'n gesamentlike inkome van £1,500 per jaar, wat aansoek doen om beurse. Die autoriteite vra natuurlik op die aansoekvorms volle besonderhede omtrent inkome en ekonomiese posisie. In baie gevalle toon die vorms dat die mense absoluut niks besit nie—behalwe 'n motorkar! Een cyniese getuie het die posisie as volg beskryf: „As hierdie mense aansoek doen om beurse, toon hulle sware skulde (somtyds met insluiting van dié wat hulle nog wil aangaan); maar as hulle vra om 'n lening van die Landbank, dan het hulle so te sê glad geen laste nie."

Natuurlik is dit 'n baie moeilike ding om die juiste ekonomiese posisie van 'n persoon deur middel van 'n aansoekvorm vas te stel. Om dit te veel in besonderhede uit te pluis het ook sy nadele. Verskeie gevalle het onder ons aandag gekom waar mense wat 'n beurs broodnodig het, absoluut weier om so'n vorm in te vul, omdat hulle nie as *armblankes* bestempel wil word nie. Ander weer sê: „Ek sien nie in waarom mnr. So-en-So van die Skoolraad sy neus in my persoonlike sake sal steek nie. Daarom sal ek liewer my kind uit die skool hou as daardie vorm invul."

Een skoolraad in die Kaapprovincie, waar daar baie armes

is en waar ook plaaslik baie gedoen word om die hindernis van armoede vir die onderwys te elimineer, klassificeer die sollicitante as volg:—

| | Aansoeke om losiesbeurse. | Aansoeke om onderwysbeurse. |
|---|---|---|
| Werklike behoeftig en arm .. .. | 50% | 40% |
| Kan helfte of deel betaal .. .. | 25% | 20% |
| Kan alles betaal .. .. .. .. | 25% | 40% |
| Totaal .. .. .. | 100% | 100% |

In baie gevalle is daar natuurlik dringende behoefte. Baie van die kinders in hierdie distrik leef geheelenal van patats en koffie. Meer as 400 moet gedurende 8 maande van die jaar in die dorpskool warm soep ontvang. Daar is gevalle van meisies tot 14 jaar oud wat in die bitter koue van die winter skool-toe kom met niks meer as 'n rokkie aan nie. Baie mense kan nie 'n beurs aanneem nie omdat hulle die verder onkoste nie kan betaal nie. In die Kaapprovincie het ons verskeie gevalle gesien waar die hele gesin die plaas verlaat en in die dorp gaan woon, net om die oudste kinders 'n kans te gee om verder te leer as Std. VI. In die dorp is werk egter skaars, en die gevolg is verarming en ontaarding. Soms kom alleen die moeder met die kinders na die dorp. Die vader besoek hulle van tyd tot tyd. Hierdie reëling het ook sy nadele. Dit verbreek die eenheid van die gesin en lei dikwels tot ongereelde gedrag van kinders en ouers.

Ons wil nie die moeilikhede verbonde aan die uitsoek van werklik verdienstelike gevalle en die verskaf van finansiële hulp in verband met die opvoeding verklein nie. Daar is altyd 'n gevaar dat ouer sowel as kind beroof word van die gevoel van sy verantwoordelikheid ten opsigte van hulle verpligtings, en dikwels gebeur dit ook; en wat erger is, hulle het die waarde van die diens wat hulle so vrygewig aangebied word, begin te minag.

Ek het 'n plattelandse skool in die Transvaal besoek, waar die onderwysresultate jarelank baie sleg gewees het. Ondervoeding is vir die oorsaak gehou, en die Departement het 'n speciale toelae ingestel waaruit aan die kinders elke skooldag een warm maaltyd by die skool verskaf word. Vir die vlees en groentes deur die ouers gelewer moes die hoogs moontlike prys betaal word. Toe hulle gevra is om dan ten minste die vuurmaakhout verniet te lewer, weier hulle dit. Nie een van hulle het aangebied om te help met die skil van die aartappels,

ens., nie tensy dat hulle daarvoor betaal word. Die gevolg van die hele skema was dat die kinders thuis minder kos gekry het as voorheen, omdat hulle nou op skool gevoed word. Die ouers van een groot gesin het op sekere keer vir veertien dae na 'n ander distrik gaan kuier en hulle kinders heeltemaal onversorg agtergelaat. Die enigste kos wat hulle gekry het, was hulle ete op skool. Op Maandagmôre, vertel die hoof my, het die kleintjies in 'n uitgehongerde toestand skool-toe gekom en kon hulle nouliks die middagmaal afwag.

In dieselfde distrik weet ek van 'n geval waar aan 'n leerling 'n beurs van £30 toegeken is om na 'n middelbare skool te kan gaan. Die ouer het dit geweier, omdat, sê hy, die kos en inwoning £32 per jaar is en hy nie die extra £2 kan bekostig nie. Ons het uitgevind dat daardie selfde ouer geld genoeg gehad het om gereeld, as hy in die dorp kom, die bioskoop te besoek en heel wat meer as £2 per jaar aan rookgoed te bestee.

Hierdie geval is volstreek nie 'n uitsondering nie.

Die volgende is 'n uittreksel uit 'n brief van 'n skoolraad-sekretaris in die Oranje-Vrystaat:—

„As die eerste kindjie op die skoolregister ingeskryf word, dan kom die ouer reguit van die skool na my kantoor om aansoek te doen om vrystelling van al sy verpligtinge teenoor daardie kind. Maak jy vir hom duidelik dat 'n boekie eers ná 4 maande nodig sal wees, en dat dit dan ook maar omtrent 'n shilling sal kos, dan skroom hy glad nie om my te laat verstaan dat dit die plig van die Regering is, wat hom as ouer verplig om sy kind op skool te plaas, om al die nodige te verskaf.

„Soos een ou tante in my afdeling: Op 'n goeie môre kom sy by my op kantoor en vra my ewe bedeesd om die losiesgeld van Sannie. Ek kyk verbaas op en vra haar wat sy bedoel. „Maar, Meneer," sê sy, „hoe vra jy my dan so snaaks.... jy weet mos Sannie is al drie maande op skool, en die Principaal het by haar inskrywing op die register gesê dat Sannie 10/- per maand sal kry." Daar word aan haar meegedeel dat daar nog g'n aansoek van haar behandel is en dat sy dus geen losies sal kry nie. En buitendien word aan haar gesê dat Sannie op die dorp by haar getroude suster inwoon en dus nie geldelike hulp nodig het nie.

„Die ou tante was woedend en wou die name van al die lede van die Skoolraad hê. „......sy sal hulle net die waarheid vertel.... die ellendige Regering is net daarop uit om geld uit die arm mense te maak..... want let maar net op," vervolg sy," net waar 'n klomp arm mense met kinders bymekaar is.... daar sit hy 'n skool op om geld te maak!!"

„'n Ander geval: Die vader van 'n seun wat die middel-

bare klasse moet bywoon, klop aan om 'n beurs om die seun in die koshuis te plaas. Dit sal £30 per jaar kos. Ek laat hom verstaan dat hy hom 'n skuld van sowat £120 vir die vier jaar op die hals sal haal, en dat dit vir die seun swaar sal gaan om terug te betaal, en ek stel voor om te probeer my Departement beweeg om hom 'n voorskot van £10 te gee, waarmee ons 'n perd sal aankoop (want hy woon binne die bereik van die dorp). Die sal dan volgens die bepalings die eiendom van die Administrasie moet bly, en ná verloop van vier jaar, wanneer die seun dan bes moontlik sy matrikulasie sal aflê, sal hy slegs £10 skuld. Hy juig die voorstel toe. Goedkeuring van die Departement word verleen en die vader aangesê om uit te kyk na 'n geskikte perd.

Die volgende môre was hy daar met perd, saal en toom kompleet. „Dit'', sê hy, „kan jy kry vir £10.'' En op 'n vraag van my antwoord hy dat dit aan homself behoort. Ek vra hom toe of hy dan kans sien om sonder die ryding klaar te kom. „Sekerlik,'' antwoord hy, „anders sou ek dit mos nie kom aanbied het nie.'' Ek gee aan die hand dat hulp in sy geval dan nie nodig is nie.... hy kan mos die perd vir die kind gee. Met die grootste verontwaardiging vaar hy uit: „of ek dan dink dat hy vir die.... Regering moet help. Hy is mos verplig om te help.''

„Pas 'n week gelede ontmoet 'n persoon my in 'n publieke besigheidsplek en vra my, in teenwoordigheid van vreemdes, „of ek dan nie sy kar op regeringskoste kan laat repareer nie''; hy gebruik dit vir die vervoer van sy kinders na skool. „Man,'' antwoord ek, „hoe kan jy nou verwag dat die Staat jou kar vir jou moet repareer; dis mos jou eiendom.'' „Maar dit sal maar 30/- kos,'' antwoord hy, en voeg daarby dat „die Regering mos ryk is.'' En dieselfde man is in so'n posisie dat hy onlangs 'n motor aangekoop het vir sowat £120 of £130.''

Ek het dit volledig aangehaal omdat hierdie gevalle typies is van honderde wat ons versamel het.

*Rasseverskille.*

Die volgende vraag waarop ons sorgvuldig ingegaan het, was om uit te vind onder watter seksies van ons bevolking hierdie afhanklikheidsgees die meeste voorkom: by die ouer (Afrikaanssprekende) deel, of by die later ingekomenes soos die Engelse, Duitsers, Jode, ens. Natuurlik is die Afrikaanssprekende element oorwegend in die plattelandse streke waar die behoefte die grootste is. Dientengevolge moes ons goed oppas om die getuienis op so'n manier te interpreteer dat die skaal nie onnodig belaai word teen die ouer deel van die bevolking nie. In al die getuienis hieronder het ons sorg gedra, óf dat die twee seksies gelyklik verteenwoordig is, óf dat die vergelyking gemaak is op 'n relatiewe of percentasiebasis.

Die volgende is aanhalings van skoolraad-sekretarisse in die Kaapprovincie, hoewel hulle gemaklik sou kon verdubbel geword het uit antwoorde uit die ander provincies.

„Na 'n ervaring van 17 jaar in 'n omgewing bestaande uit ongeveer 'n gelyke proporsie Engels- en Afrikaanssprekendes moet ek ongelukkig verklaar dat met 'n paar uitsonderings die Engelssprekende Afrikaners 'n groter eergevoel openbaar met betrekking tot hulle verantwoordelikheid teenoor hulle kinders. Die Afrikaanssprekende Suid-Afrikaners is maar te gereed om hulle verantwoordelikheid op die onderwysautoriteite af te skuif."

'n Ander een sê: ‚Die Engelssprekende Afrikaner, hoe klein sy salaris ook al mag wees, *betaal vir sy kind,* sover my bekend is. Dit is alleen met die Afrikaanssprekendes dat ons die moeilikheid het. Die een besit trots en die ander nie. Ek wil net byvoeg dat ek self 'n Afrikaanssprekende is en nie die Engelssprekende voortrek nie."

„In my dienstyd van ongeveer 15 jaar weet ek van slegs drie Engelssprekende persone wat ondersteuning gevra het en slegs *een Jood."* .

Die meeste getuies lê nadruk op die feit dat hierdie oormatige afhanklikheidsgevoel in die Kaapprovincie 'n recente ontwikkeling is, omdat die mense onder die ou *waarborgstelsel* van dr. Muir, wat tot 1905 geduur het, gewoond was om hulle deel plaaslik te doen. Die Kaapprovincie het gratis laer onderwys eers in 1920—byna 'n twintigtal jare ná die O.V.S. en Transvaal—ingevoer. Die mense was dus gewoond om direk tot die onderwys by te dra.

„Hierdie gereedheid," skryf 'n getuie, „van die departement om te help het 'n afhanklikheidsin geskep wat versterk is deur die kort opeenvolgende droogtes, *waardeur ons mense geleer het om op die liefdadigheid van die regering en van hulle medemense versot te raak....* Afrikaanssprekende Afrikaners is die grootste sondaars op hierdie gebied.... Is daar nie baie Afrikaanssprekendes wat meen dat hulle geregtig is om *te ontvang* omdat die Regering vandag byna uitsluitlik Afrikaanssprekend is nie?"

Dieselfde symptome kan in die Transvaal en die O.V.S. opgemerk word—net maar in 'n enigsins erger graad, as 'n mens moet oordeel na die heftigheid van sommige getuienisse. Ek sal die sagter gedeeltes aanhaal. In hierdie twee provincies praat die getuies met meer nadruk omtrent twee dinge:—

(a) Dat gratis onderwys baie te doen het met die aankweking van die gees van afhanklikheid, en (b) dat hierdie gees sterker ontwikkel is onder die ouer deel van die bevolking;

ofskoon sommige getuies sê dat in die Transvaal die aantal aansoeke van Engelssprekende Afrikaners gedurende die laaste paar jare toeneem.

Die getuienis wat volg, bring 'n paar nuwe punte ten opsigte van die moontlike oorsake te voorskyn.

'n Skoolraadsekretaris uit die Oranje-Vrystaat, wat eers in die Kaapprovincie werksaam was, skryf:—

„Ek is vanaf 1914 in hierdie distrik, en toe ek hier kom, was ek verwonder om te sien dat kinders vry boeke, losiesbeurse, en vervoerbeurse kry, wat in die Kaapprovincie onbekend was; en ook die neiging wat daar by persone is om ondersteuning van die Regering te kry en aansoeke om vrystelling van skoolgeld waar ouers selfs welgesteld is, het my ook verbaas; en dit neem nog altyd meer toe....

Die Oranje-Vrystaatse mense kry en verwag meer as mense van die Kaapprovincie.

Die oorsprong van die afhanklikheidsgees is volgens my opinie toe te skryf aan die toestand waarin die mense van die Vrystaat verkeer het ná die oorlog van 1899-1902; die ondersteuning wat toe aan die mense verleen is, het op baie 'n verkeerde uitwerking gehad.....

Die vermenigvuldiging van ondersteuningsbronne wat vir die arm man beskikbaar is, vermeerder sy afhanklikheidsgees. My opinie is dat ons met al die hulp wat daar vandag vir die arm man is, besig is om armblankes te skep."

'n Ander typiese antwoord is:—

„Vroeër was regeringshulp 'n geseënde reddingsbron vir werklike armes. Nou het dit uitgebrei tot 'n beter klas. As 'n persoon eenmaal ondersteuning geniet het, wil en moet hy dit vir die res van sy lewe ontvang. Ja, so'n persoon word selfs parmantig en wil somaar so'n ondersteuning van jou afdwing.

Ek is vas daarvan oortuig dat gratis onderwys die wortel van al die kwaad is—vry boeke, vry losies en vervoer—alles lei tot die verderf en ondergang van die morele karakter en ruggraat van ons Afrikaanse nasie—*alles vry* het nou al so'n euwel geword dat in buitengewone gevalle die ouer nie eens 'n skryfboekie van 3 pennies vir sy kind wil koop nie, en om dié rede dreig hy om sy kind of kinders uit die skool te haal. Daarby kry sommige van hulle nog 'n huishoudelike toelae van die Regering.....

In hierdie afdeling is die aantal Engels- en Afrikaanssprekende inwoners omtrent ewe groot, en, sover ek weet, is 100% van die ondersteuningvraers Afrikaanssprekend."

'n Ander getuie verklaar:—

„Die ontstaan van hierdie soort ding skryf ek daaraan toe

dat waar daar 'n kans is om iets gratis te verkry, daar altyd mense is wat, deur gebrek aan fyn gevoel en besiel met hebsug, misbruik maak van die ware bedoeling van die kostelose verskaffing van iets.

„Die sukses wat voornoemde klas mense het om te verkry wat hulle nie moes gekry het nie, is oorsaak dat andere wat eers huiwerig was, ook volg. Die buitensporige lewensstandaard waarop die mense vandag lewe, dra ook daartoe by om sommige te laat raap en skraap om enigiets wat hulle maar kan, in die hande te kry.

...Die ouer se geloof in die waarde van die onderwys, sê bo Std. VI, word aansienlik verminder deur die geringe kanse vir werk wat daar vir sulke kinders is. Hy het g'n ekonomiese bate uit daardie geleerdheid nie—en waarvoor sal hy dan betaal vir die kind se verdere studie? As die Staat die kind so graag in die skool wil hê, laat hy dan vir alles betaal.

Laasgenoemde gevoel word gewek deur die wedywer wat daar tussen baie skole in die Vrystaat bestaan om hulle getalle te verhoog en die kinders deur beurse na hulle te trek. Gevolglik soek die ouer na die grootste beurs, of hy nou in staat is om te betaal of nie....

Vrystelling van skoolgeld sal op sigself nie nadelig wees nie; maar die feit dat daar nog meer vrystellings volg, is m.i. die oorsaak wat diegene wat nie omgee om misbruik daarvan te maak nie, half onder die indruk bring dat hulle alles gratis moet kry."

Nepotisme en die bevordering van eie belange wat in plaaslike liggame (b.v. skoolrade) wat vir die toekenning van steun verantwoordelik is, aangetref word, moet ook in rekening gebring word.

'n Man is 'n „ware Afrikaner" of 'n „lid van die Kerk," daarom word sy saak sterk bepleit. Soos een skoolraadsekretaris skrywe (en daar is baie wat dieselfde punt aanraak) :—

„Lede van die skoolraad of skoolkommissie bepleit 'n saak soms teen hulle beter wete by 'n vergadering en dryf dit deur met die gedagte: ,Ek maak mos vir my 'n naam by die mense en volgende jaar kry ek weer die erepossie.' "

'n Ander een sê: „Ek skryf die afhanklikheidsin toe aan plaaslike beherende liggame, wat in elke dorpie daarna strewe om 'n middelbare skool te verkry, of waar daar 'n middelbare skool is, om dié verder uit te brei, en wat gevolglik oorywerig is om hulp aan te bied, selfs in gevalle waar dit in 't geheel nie geregverdig is nie. Dit het nadelige gevolge; dit skep 'n minderwaardigheidsgevoel."

Die skoolraadsekretaris van 'n Transvaalse streek waar daar 'n hele kolonie Duitsers woonagtig is, skryf as volg:—

„My persoonlike ondervinding is dat Duitsers, hoewel hulle soms in presies dieselfde ekonomiese omstandighede verkeer, meer onafhanklik optree en meer as ander ouers besef dat *hulle*, en nie die Staat nie, verantwoordelik is vir die opvoeding van hulle kinders.''

Toe een van die lede van ons Kommissie aan 'n groep Duitse boere (in die Oostelike Provinsie, waar hulle probeer om aan hulle klein stukkies grond onder moeilike omstandighede 'n bestaan te ontwring) vra waarom hulle geen aansoek by die Landbank doen om lenings nie, is hy bejeën met die verontwaardigde antwoord dat hulle geen armlastiges is om as voorwerpe van liefdadigheid beskou te word nie. In die loop van sy rondreis het ons Navorsingskommissie dikwels opgemerk hoe skerp die bobeskrewe houding by dié van ons Afrikaanssprekende mense op die platteland afsteek.

Baie van hulle, onder die verkeerde indruk dat ons Kommissie aangestel is om hulp aan te bied, wil maar al te gou weet „wat gaan die Regering vir ons doen.'' Hulle staan altyd klaar om te ontvang.

*Redes vir Rasseverskil.*

Natuurlik bestaan daar redes waarom die Afrikaanssprekende Afrikaner gereder van die finansiële hulp van die Regering gebruik maak. Dié is van ekonomiese, sosiale en politieke aard.

(a) In die eerste plek is hy regtig *ekonomies* armer. In Hoofstuk II het ek die redes aangegee waarom hy hom in 'n ekonomies slegter posisie bevind in vergelyking met dié wat ná hom in die land gekom het. Hulle had ander tradisies, wat hulle in staat gestel het om hulle gemakliker aan veranderde omstandighede aan te pas. Hulle het die tradisie van 'n handwerker en 'n handelsman gehad, en hulle seuns en dogters het nie almaal op die land bly sit, met hulle oë vas op die klein stukkie gevestig wat hulle eendag sou erf, nie. Die Afrikaanssprekende Afrikaners maak die grootste gedeelte van die boerebevolking uit, en selfs al het hulle tot die oortuiging gekom dat hulle op die land geen bestaan kon maak nie, dan het ons land nie die industrieë gehad om die oortollige landelike bevolking op te neem nie. Ons getuies het dikwels op hierdie punt gewys: —

„My ondervinding as Skoolraadsbeambte in hierdie distrik (Noordelike Transvaal),'' so skryf 'n taamlik skerpsinnige waarnemer, „wat oor 'n tydperk van 13 jaar strek, het my geleer dat Engelssprekende Afrikaners, Duitsers en ander nuwe inkome-

linge wat nie Afrikaanssprekende Afrikaners is nie, nie om Regeringshulp sal aanklop as dit nie absoluut noodsaaklik is nie. Dit is 'n duidelike bewys, vir my altans, dat hierdie klasse van mense beter in staat is om selfstandig en onafhanklik te lewe as die meeste Afrikaanssprekendes. As hulle by voorbeeld uit boerdery nie 'n behoorlike bestaan kan maak nie, dan probeer hulle iets anders; maar hulle sal nie toelaat dat die armoede hulle soos 'n wandelaar oorval nie. Hoewel die meeste van hulle in die Voorsienigheid glo, is hulle nogtans nie so onbillik om van die Voorsienigheid te verwag dat Hy hulle gratis van die nodige voedsel en deksel moet voorsien nie.

„Aan die ander kant is die armoede en hulpeloosheid van 'n groot percentasie van ons mense te wyte aan die feit dat hulle eenvoudig nie so ver kan kom om skouer aan die wiel te sit en vorentoe te beur nie; hulle dink en lewe soos hulle voorouers; hulle wil of kan hulle nie aan die veranderde omstandighede aanpas nie; m.a.w. hulle is anachronismes en remskoene aan die wiele van die vooruitgangswa. Baie van hulle is hoogs tevrede met hulle lot, want hulle meen dat dit die wil van die Heer is dat daar soveel Lazarusse op die aarde moet wees. Hulle saai en plant gevolglik ook net genoeg om hulle aan die lewe te hou. As die armoede egter te hard druk, dan klink dit in die vroeë môre-ure uit 'n bedompige hut: „Maar de Heer zal uitkomst geven... '', wel wetende dat as hulle nie werk nie, hulle ook nie kan eet nie en dat die Heer nie mense help wat nie hulle self wil help nie....

„Die gedeelte van hulle wat probeer om gelyke tred met die tyd te hou en om te voldoen aan die eise wat die moderne beskawing stel, besit meestal nie die nodige kennis en oorleg nie, en hulle word al spartelend meegevoer in die vinnig-voortbewegende stroom van die tyd, totdat hulle ook ondergaan en versink.''

(b) Die tweede rede is 'n *sociale* rede en is 'n gevolg van die demokratiese inrigting van die Afrikaanssprekende maatskappy, waarin daar weinig of geen standsverskil bestaan nie. Ek laat 'n getuie oor hierdie punt spreek:—

„Die situasie word bemoeilik deur ons hedendaagse lewenswyse. Ons weet dat daar hier by ons te lande nog geen klas- of standsverskil bestaan soos, by voorbeeld, in Europese lande nie. Die arme en behoeftige onder ons (ek sluit die heeltemaal veragterdes onder ons uit) is nog nie so ver verval dat hy of sy uit die maatskaplike omgang (society) uitgesluit is nie. Ons staan op daardie gebied nog as gelykes, derhalwe probeer almaal om deur te gaan vir net so goed as Oom Piet-hulle, of Neef Jan en sy familie, al is laasgenoemde ook al skatryk. Niemand wil weet of erken dat, omdat laasgenoemde stoflik beter af is, hulle in staat is om in gemak en in weelde te leef nie. ,Bars of breek,

maar ingee.... is min!' Die gevolg is dat die minderbevoorregte na-aap en koppig probeer konkurreer met die welgesteldes, wat sy karige inkome nie toelaat nie. Ons moet net let op die wedywer tussen ons kinders op skool met hulle sykouse, syklere, en allerhande weelderige tooisels wat skaars een-kwart van die ouers van skoolgaande kinders kan bekostig. Hierdie ernstige mededinging is oorsaak dat ons behoeftiges hulle toevlug neem tot en hulp verlang en probeer kry van wie ook al om hulle vir die kompetisie beter toe te rus.''

(c) Die derde rede moet gevind word in die *politieke geskiedenis* van die land. Dit betref die Noordelike provinsies, waar die regeringsvorm in die dae van die Republiek patriarchaal was. Die burgers het die land skoongemaak, en elkeen het reg op 'n plaas gehad. Hy moes dit maar net okkupeer. Hulle was die Staat, en die Staat was hulle. Hulle het na die President opgesien as na hulle vader, en die Volksraad was daar om vir hulle belange te sorg. Alles wat die Staat vir hulle doen, het hulle beskou as iets waarop hulle geregtig is. Toe later in die Transvaal die goudvelde ontdek is en die Staat sy skatkis uit inkomste van die myne gevul het, het elke burger die gevoel gehad dat hy 'n wettige aanspraak op 'n deel daarvan kon maak. Telkens wanneer die mense in moeilikheid geraak het deurdat plae (b.v. runderpes onder die vee of malaria onder die mense) oor hulle gekom het, het hulle na die President om hulp opgesien net so natuurlik as wat kinders hulle vader om hulp sou vra. En as die Staat hulle baie vrygewig met mielies, medisyne, ens., ondersteun het, het hulle nie die gedagte gehad dat hulle ook maar in die minste opsig in 'n minderwaardige posisie is of enige prestige verloor het omdat hulle nou voorwerpe van Staatsliefdadigheid is nie. Sekerlik is, volgens getuienis wat ons van sommige van die ouer inwoners gekry het, party distrikte wat die besondere gunstelinge van die president was, meer as ander vertroetel en is sommige seksies, met die doel om hulle stemme te vang, meer as ander begunstig. Dit was egter 'n neweproduk waardeur iets wat oorspronklik heeltemaal 'n onskuldige en bona-fide houding was, enigermate bederf is. In elk geval was die Staatskas in daardie dae goed gevul, en die burgers het gereken dat hulle die reg gehad het om in sy inkomste te deel. Dis die rede waarom hulle so geredelik Staatshulp aangeneem het.

As ons ons tot die onderwys alleen beperk, vind ons dat die Staatsuitgawe vir onderwys in die Transvaal gedurende die jare 1890 tot 1898 van £30,000 tot oor die £226,000 per jaar aangegroei het. In laasgenoemde jaar het dit £15 3s. 0d. per leerling

T

bedra—byna vyfmaal so veel as die staatstoelae per leerling in die Kaapprovincie in daardie dae. Behalwe die baie liberale onderwysstelsel wat dr. Mansvelt vir die plattelandse streke ingevoer het, is daar nog voorsiening gemaak vir twee extra toelaes vir kinders van *behoeftige* burgers: (a) 'n koshuistoelae van £12 tot £24 per jaar vir leerlinge wat meer as 3 myl van die skool af woon, en (b) 'n skoolgeldtoelae van nie meer as £8 per jaar nie, waardeur kinders van arm ouers van die betaling van skoolgeld vrygestel is. In 1898 was daar 5,178 sulke vryskoliere uit 'n totaal van 14,940 (d.i. meer as 33%) teen 'n koste vir die Staat van £45,355, en 14% van die kosgangers het vry losies geniet.

In 1899 het die oorlog met Engeland uitgebreek. Vrouens en kinders is in konsentrasiekampe geplaas, waar hulle heeltemaal van die militaire autoriteite afhanklik was, vir onderwys sowel as vir kos, klere en onderdak. Gedurende die drie jare van die oorlog en nog 'n tyd daarna het die mense kos en klere uit ander dele van die land en selfs van oor see ontvang, sodat hulle in die loop van die tyd gewend geraak het aan die gedagte om voorwerpe van liefdadigheid te wees. Hulle het hulle nie daaroor geskaam nie, want hulle is buite eie toedoen in daardie toestand gebring. Toe die oorlog oor was, was daar ook die repatriasiegeld wat die regering toegestaan het om hulle op hulle verwoeste plase weer op die been te help. Die nuwe regering het gratis onderwys ingestel. Onder die Onderwyswet van 1907 is stappe gedoen om alle blanke kinders in die skool te kry. Goewermentskole het soos paddastoele orals in die land verrys. Vrygewige stelsels van vervoer en losiesbeurse is ingestel om elke blanke kind in staat te stel om ten minste laer onderwys te ontvang. In 1914 het die Arbeidersparty in die Provinciale Raad ook die middelbare onderwys gratis verkrygbaar gestel. Die voorsiening wat vandag daarvoor bestaan, is hierbo al uiteengesit.

As ons rekening hou met al hierdie feite, kan ons nouliks verwonderd wees dat daar vandag in die Transvaal oorweënd 'n houding aangeneem word om alles in verband met die onderwys van die Staat te verwag en Staatshulp te beskou as 'n wettige reg. Is dit nie ook die rede waarom die Transvaal die minste plaaslike inisiatief vertoon ten opsigte van hulp vir opvoeding nie?

Ongetwyfeld het al hierdie maatreëls ook baie voordelige gevolge gehad. Maar die verontrustende verskynsel in hierdie verband is dat ons plattelandse bevolking, wat op 'n tyd die onafhanklikste deel van ons volk was en homself die ruggraat van die nasie genoem het, by toeneming die ergste tekens van

ruggraatlose afhanklikheid van enige deel van ons maatskappy vertoon.

Daar bestaan nie die minste twyfel nie dat daar 'n toenemende deel van ons bevolking is wat meer en meer gewoond raak om die voorregte van burgerskap (en self meer as dit) te geniet sonder om ook die verantwoordelikhede op hulle te wil neem.

Ons het baie getuienis wat toon dat die mense ongelukkigerwys in hierdie houding gesterk word, en dat dit selfs uitgebuit word, deur politici, in die worsteling om partymeerderheid. Wat erger is, hulle laat hierdie seksie in verkiesingstye voel dat hulle juis „dié volk'' is—want is hulle dan nie die waardige afstammelinge van die ‚stoere Geuse,' van die godvrugtige Hugenote, en van die dapper Voortrekkers nie?—terwyl daardieselfde voorouers, wat die gees van onafhanklikheid hoër gewaardeer het as die lewe self, daarby in hulle graf sou omdraai om te sien hoe laag die mense wat hulle op so'n voorgeslag beroem, in die moeras van afhanklikheid weggesak het.

Dis miskien om hierdie redes dat baie van dié wat daeliks met hierdie mense omgaan en hulle intiem ken, die oordeel onderskryf wat deur die volgende getuie uitgespreek word.

„Die afwesigheid van strenge stemregbevoegdhede is hoofsaaklik, indien nie uitsluitlik nie, die oorsaak van toename van hierdie afhanklikheidsin wat soos 'n kanker aan ons volk se bestaan vreet. Indien elkeen wat Staatsondersteuning ontvang, sy stemreg verloor, sal die meeste baie gou tot die ontdekking kom dat hulle goed sonder dié ondersteuning kan klaarkom. Die verkry van stemreg deur die individu behoort as iets eervols beskou te word en nie as 'n middel om, hetsy afsonderlik, hetsy saam met partygenote, altyd maar meer uit die gemeenskap uit te buit nie.''

Die praktiese besware verbonde aan die uitvoering van die bo-geopperde idee, selfs al sou dit wenslik wees, is so groot, en gevestigde belange is so diep gewortel, dat 'n mens dit maar as weinig meer as 'n vrome wens kan beskou.

Tog voel 'n mens dat politiek vir hierdie mense so'n bekoring het, dat dit nie moeilik is om te sien nie wat 'n geweldige prikkel tot inspanning dit vir baie van hulle sou wees om die skimpe van ander mense, wat hulle sou moet verduur as hulle name van die kieserslys geskrap sou word, te probeer vryloop.

### C. Opvoeding as Voorbehoedmiddel teen Afhanklikheid.

Dis uit die voorgaande heeltemaal duidelik dat hierdie geestesgesindheid nie net deur onderwysmaatreëls alleen veroor-

saak word nie, en dit sou 'n dwaling wees om die aankweking van 'n afhanklikheidsgees alleen maar aan „gratis" onderwys ten laste te lê. Ons hele maatskaplike, politieke en ekonomiese organisasie is vol daarvan. Dinge wat weinig of niks met die onderwys te doen het, b.v. ouderdomspensioene, onderstandswerke, subsidies, ens., het ook 'n sydelingse invloed op die onderwys. 'n Man wat baie vir die onderwys in die Noordwestelike distrikte van die Kaapprovincie gedoen het, druk homself oor hierdie punt as volg uit:—

„Die ongelukkige *onderstandswerke* het die karakter en eergevoel van die mense ontsaglik skade aangedoen. Mag die Here gee dat Namakwaland nooit weer van onderstandswerke hoor nie!....

....„Die afhanklikheidsin is toe te skrywe aan die hulp wat die Regering voortdurend verleen deur onderstandswerke en die gratis uitdeling van koring. Dit word veronderstel dat die mense moet terugbetaal of teruggee; maar jare gaan verby, en die gevolg is dat dit later moet afgeskrywe word. Dit het die mense al agtergekom; dus wanneer daar sprake is van koring uitgee of iets dergelyks, dan is dit nie net die arm man wat na die Magistraat gaan nie, maar selfs mense wat 'n bestaan kan maak. Hulle weet mos dit word later afgeskrywe. Die fondament wat in hierdie verband gelê word, is verkeerd. ....Gevolglik redeneer die ouer baie maklik:—

‚As die Goewerment vir my kind sal sorg, kan hy skool-toe gaan. Ek gaan daar nie voor betaal nie'."

Hier is nog 'n voorbeeld van dieselfde sydelingse effek van houdinge in verband met verskillende soorte van Staatshulp. Dit is uit die Transvaal:—

„'n Mens kom tot die besef dat die mees gebruiklike vorme van liefdadigheid, nl. skenkinge van geld, kos en klere, ens., totnogtoe dikwels eerder skadelik as weldadig inwerk op die voorwerp van die milddadigheid. Dit verstomp die verantwoordelikheidsgevoel en breek die persoon se selfagting. ... die kinders word in dieselfde gees groot en kry geen pligsgevoel en geen selfrespek nie.....

„Die Goewerment is daar, en hy is ryk, en hy moet my help; waarom sal ek my op enigerlei wyse inspan? Hy moet die kinders leer.

„Piet en Jan is twee bure. Piet is 'n ietwat ryker as Jan. Jan kry hulp van die Goewerment. Nou wil Piet ook hê; want waarom moet Jan kry, en ek nie?—Dit is die atmosfeer waarin die kinders groot word. Hulle leer absoluut niks van wat dit is om eergevoelig te wees en nie genadebrood te eet nie.

„Alles word vir die kinders gedoen, binne die skool deur die onderwyser, buite die skool deur liefdadigheid. Daar is g'n inspanning nie — gevolglik waardeer hy nie wat hy kry nie. kry nie.

„Hy is afhanklik van die Staat solank as hy op die skoolbanke sit; en as hy uit die skool gaan ná Std. VI, is hy nog verder afhanklik......" .

Dis duidelik dat die taak van die skool as 'n voorbehoedmiddel teen afhanklikheid onder sulke omstandighede verskriklik swaar word. Hoe kan deur die skool in kinders wie se ouers verpligtinge op hulle neem met die stilswyende voorneme om daaraan nie te voldoen nie, ideale van eer, van 'n persoonlike gevoel van trots en van verantwoordelikheid ingeboesem word? Die aantal vervalle lenings waarmee die Departement van Lande alleen te doen het, is ontsettend. Die bedrag in geld wat daardie Staatsdepartement gedurende die laaste paar jaar moes afskrywe, beloop sewe syfers.

Hier is 'n stukkie getuienis wat die verantwoordelikheid van die skool uit 'n enigsins ander gesigspunt toelig.

Gewoonlik nadat ek die kinders van 'n skool klaar getoets het, gesels ek so'n bietjie met hulle om hulle gedagtes oor seker onderwerpe te wete te kom. So vra ek eendag (November 1929) aan die kinders van 'n twee-onderwyser-skooltjie in Boesmanland (omtrent 70 myl van Springbok): „Hoeveel van julle was al op Springbok?" Daar het drie of vier hande opgegaan. „Wat het jy op Springbok gesien?" vra ek aan een. „'n Groot nuwe tronk, meneer." „So, en waarvoor het julle mense dan 'n groot tronk nodig in Namakwaland?" „A, meneer, hulle sit die mense wat steel, daarin." „So, en wat steel die mense dan hier in Namakwaland?" 'n Heel klomp hande gaan op. „Skape," sê een. „Diamante," sê 'n ander. „Is dit dan sonde om diamante te steel?" vra ek. Unaniem dreun die antwoord van die hele skool: „Nee, Meneer!" „Is dit sonde om skape te steel," vra ek. „O ja!" kom die antwoord van almaal. „Maar hoekom is dit dan verkeerd om 'n skaap te steel en nie verkeerd om 'n diamant te steel nie?" Daar is 'n pause. Hulle dink. Naderhand steek een sy hand op: „Meneer, die Here het die diamante gemaak, en daarom kan 'n mens hulle maar vat." „So, maar het die Here dan nie die skape ook gemaak nie?" „Ja," sê hulle, en dit lyk of hulle 'n bietjie in die war gebring is. Ek wag so'n rukkie en sê vir hulle: „Ek kan hierdie ding glad nie verstaan nie. Julle moet my meer hiervan vertel." Na 'n pause kom 'n meisie van sowat 14 jaar te voorskyn met: „Meneer, ek sê, dit is elkeen se gouigheid!" en aangemoedig deur hierdie kordaat

antwoord, vervolg 'n seun: „Ja, meneer, die Here het die diamante vir ons hier in die grond gesit, en dit is vir ons om dit te kry." „Kyk, sê vir my, kinders, waar kom julle aan hierdie idee?" „Meneer, ons hoor dit maar by die huis." „Ja, maar waar kom julle ouers hieraan, want ek moet sê dat ek nog nooit van so iets gehoor het nie?" Daar is weer 'n pause. Een van die ouer seuns steek sy hand op: „Meneer, die slim mense het vir ons dit hier kom vertel." Toe hulle sien dat ek blykbaar nie akkoord gaan met hierdie theorie nie, begin party 'n bietjie te weifel, en een van die meer intelligente seuns kom vrywillig uit met: „Nee, Meneer, ek dink dit is verkeerd om diamante te steel, want dit is teen die wet." Ek laat hierdie punt toe daarby, en vra toe: „En wat maak die mense nou met die geld wat hulle van die diamante kry?" „Meneer, hulle koop motorkarre." „Ja," sê ek, „dit het ek gesien. Elke plaas byna waar ons verbygekom het, het sy blink sedan-motorkar." „En wat nog koop die mense?" „Grammofoons." „En waarom koop die mense dan so graag die groot blink motors, want dit is mos moeilik om hier tussen die sandduine met motors te ry?" 'n Klein seuntjie van sowat 8 jaar wat te bedees was om tot nog toe 'n woord tot die diskussie by te dra, breek skielik los met: „Om mee te spog, meneer!" tot groot vermaak van die onderwysers en die res van die klas, wat nie sulke vrymoedigheid by hom gesoek het nie. Eindelik sê ek: „Toe, kinders, sê vir my waarmee wil julle liewers boer: met diamante of met skape?" Omtrent 'n derde van die klas het gestem vir ‚diamante.' „Waarom?" „A, dan kan ons gou ryk word." Aan een van dié wat vir ‚skape' gestem het, vra ek: „Seun, sê vir my, waarom wil jy liewers met skape boer as met diamante?" „Meneer," antwoord hy in so'n eentonige leesstem, „skape word meer, en diamante word minder!"

Hierdie kinders is nie onintelligent nie. As hulle enige leiding in verband met hierdie saak van die onderwyser gekry het, sou hulle ten minste om 'n „goeie" indruk te maak op 'n vreemdeling, vir hom gesê het wat aan hulle deur 'n onderwyser vertel is—al sou hulle dit self ook nie geglo het nie. Want die diamantstelery daar rondom hulle is per slot van rekening, 'n artificiële misdaad, en hulle het nog nie vir hulleself die verhouding tussen sedelikheid en wettigheid bepaal nie.

Ek het hierdie gesprek op vier aparte skole in die distrik herhaal. En met uitsondering van die inleiding—want ek het eenvoudig begin met vir hulle te sê: „Nou die dag was ek op Springbok en het daar 'n groot nuwe tronkgebou gesien. Waarom het julle dan 'n tronk nodig in hierdie land?"—was die res van die samespreking byna woord vir woord identies. Dit was byna asof jy 'n grammofoonplaat viermaal agtermekaar laat

afdraai. Namate 'n mens verder weggaan van die diamantstreek, word ook die percentasie van dié wat niks verkeerds in die onwettige diamantkopery vind nie, minder.

Hoewel hierdie houding nie heeltemaal dieselfde is as die afhanklikheidsgees, wat ons in hierdie hoofstuk bespreek nie, haal ek hierdie gebeurtenis aan om my hoofstelling te bewys, naamlik dat die skool, in sover as dit te doen het met die aankweking van houdinge en ideale, hom slegs baie oppervlakkig met die werklike probleme in die lewens van daardie mense inlaat en daarom maar baie min voorbehoedende waarde het in tye van plotselinge ekonomiese omwentelinge en maatskaplike veranderinge, wanneer nuwe aanpassings moet gemaak en nuwe oplossings moet gevind word. Om te dink dat in 'n tyd toe Namakwaland, ten gevolge van die ontdekking van diamante in sy onvrugbare sandwoestyne, 'n periode van ekonomiese beroering, ongetwyfeld die grootste ekonomiese feit in sy geskiedenis, deurmaak—toe die mense en die kinders met betrekking tot die nuwe morele én ekonomiese vraagstukke wat hierdie plotselinge verandering met sig meegebring het, leiding nodig had—dat in so'n tyd die skool volkome onverskillig gebly het en eenvoudig op sy afgesonderde pad voortgegaan het, afsydig van en onaangeroer deur, die vinnige stroom van die lewe daarbuite!

Die mense begin die skool meer en meer te beskou as iets wat alleen aan die *Staat* behoort—'n ver verwyderde en apartstaande liggaam wat vir alles betaal, wie se materiale hulle mag verkwis—want is die goewerment nie baie ryk nie?—en wat hulle ook, as hulle die geringste kans daartoe kry, van iets behoort te beroof. Ek het herhaaldelik mense teëgekom wat vra: „En wat sal die goewerment my betaal as ek my kind skool-toe stuur?" selfs waar die Staat die kind in 'n koshuis vir behoeftiges opneem, waar alles gratis is.

'n Ander ouer sê dat sover as hy kan sien, die enigste rede waarom die goewerment skole oprig is om die onderwysers en skoolraadsekretarisse werk te gee. Hy wou hê sy seun moes thuis vir hom werk, en hy kon nie insien waarom hy die goewerment sou help om aan daardie parasiete werk te gee nie! Ek het enkele honderde bladsye met getuienis van hierdie aard van oor die hele Unie versamel. Hieruit blyk duidelik dat baie persone nie die minste benul het van die werklike taak van die skool as 'n inrigting tot instandhouding van die maatskappy waarvan hulle ook lede is nie. Dit lyk asof hulle die skool aansien vir iets wat van bo af op hulle afgedruk word deur die Staat. Daarom is dit die Staat se besigheid, en nie hulle s'n nie, om toe te sien dat dit in stand bly.

Is dit nie moontlik om deur middel van 'n stelsel van gedecentraliseerde onderwysfinanciewese, waarvolgens elke plek of distrik iets plaaslik bydra, hoofsaaklik met betrekking tot uitwendige dinge wat 'n mens kan tas en sien—soos boeke en geboue—die mense tot die insig te bring dat dit *ons* skool is waaraan ons almal ons beste plaaslike steun moet gee nie?

Mense uit die Kaapprovincie — waar hulle byna 'n halwe eeu lank gewoond was om hulle skool plaaslik volgens die £-vir-£-stelsel te onderhou en waar hulle vandag nog, selfs in die laer skool, vir die boeke en skoolmateriaal van hulle kinders moet betaal — het, nadat hulle in die Transvaal gaan woon het, waar alles gratis is, herhaaldelik hulle verwondering uitgespreek oor die onverskilligheid van die mense hier ten opsigte van die onderwys. Wat meer is, menige boer in die Transvaal het my gevra: „Hoe kan ek ooit daarin slaag om my seun te leer dat hy precies moet wees op die plaasgereedskap en versigtig daarmee moet werk, dat hy die tuie netjies moet wegbêre en ander klein gewoontetjies van ordelikheid op die plaas moet aanneem, as ek vind dat hy sy skoolboeke en potlode rondgooi sonder om in die minste ag te gee op die waarde daarvan, omdat hy, soos hy sê, dit op skool verniet kry?''

Is dit nie ook die rede waarom dit teenswoordig so moeilik is om kinders die *waarde van 'n boek* te leer nie—omdat hulle byna nooit 'n boek van hulle eie het wat hulle kan leer in waarde hou nie?

Met my eie oë het ek gesien dat 'n onderwyser 'n bondel van sowat honderd heeltemaal goeie potlode, wat die kinders skaars half opgebruik het, opneem en weggooi, om onmiddellik daarna 'n stel splinternuwes uit te deel.

Ek weet dat weens die gedwonge besparing so'n verkwisting van skoolboeke en materiaal vandag nouliks moontlik is, maar ek kan getuienis lewer dat dit nie altyd so was nie.

Dit is nog een van dié voorbeelde waar die skool nie alleen onverskillig is omtrent 'n skreiende behoefte nie, maar inderdaad 'n negatiewe invloed het. In plaas van vir die tekortkomings van die omgewing en die huis waaruit die kinders kom, te kompenseer deur dié wenslike houdings en ideale op te bou wat kan dien om 'n karakter te vorm, het dit selfs 'n noodlottige invloed op wat goeie huise mag probeer om in te prent.

Ek het 'n aansienlike tyd op armblanke-nedersettings oor die hele Unie bestee om die geskiedenis van individuele gevalle te versamel. Een ding het my steeds getref. Hier was groepe mense wat heeltemaal van die regering afhanklik is. Dink u dat 'n mens by hulle enige spontane uitdrukking van dank-

baarheid vind vir wat hulle ontvang? Glad in 't geheel nie—inteendeel, 'n mens word altyd oorstelp met klagte. Dis hier te lank en daar te kort. Hierdie klagte is gewoonlik oorvloediglik krag bygesit deur vloekwoorde: hierdie verd—— goewerment: hierdie d—— administrasie. Dit word geuiter in die teenwoordigheid van hulle talryke kroos, wat dag in en dag uit sulke uitdrukkings van woeste wrok teen alle owerheidspersone in die algemeen—die kerk, die skool, en veral die goewerment—moet aanhoor.

Skynbaar slaan hierdie kinders nie veel ag op sulke uitinge nie, maar ek is seker dat die gedurige herhaling van sulke indrukke by hulle 'n onderbewuste houding of neiging tot vyandigheid sal wek teenoor alle instellings tot instandhouding van die gesag.

Veronderstel dat ons, as sulke kinders groot is, weer voor 'n krisis soos dié van die Rand-rewolusie van 1922, te staan kom, watter hoop sal die Staat dan hê as hy hulle oproep om te help in die handhawing van wet en orde?

Sover as ek in daardie nedersettings kon uitvind, doen die skool maar bitter weinig om die vorming van so 'n geestesgesteldheid, wat vyandig staan teenoor burgerlike en maatskaplike deugde—teenoor karakter in die hoogste sin van die woord—welbewus teë te werk.

Om te preek dat 'n mens jouself moet help en op jouself moet vertrou, word in die gees van die kinders byna 'n skynheilige grap as ons hele maatskaplike organisasie welbewus gerig is op die aankweking van 'n kruiperige afhanklikheidsgees. Wat in werklikheid gebeur, is dit: onder al hierdie omstandighede ontwikkel 'n groot deel van ons volk, wie se instinkte net so edel is as dié van enige ander nasie, neigings wat strek om 'n minderwaardigheidskomplex van die eerste rang te ontwikkel, wat dan weer (by wyse van oor-kompensasie) homself uit in 'n skreeuerige aanmatiging, wat hardnekkig vasklem aan 'n paar elemente van rasseverskil.

As gevolg van die mag van die stemreg onder 'n verouderde vorm van demokratiese regering, stel ons 'n premie op swakheid.

**Die Dilemma van Gratis Onderwys.**

Hiermee kom ons by die dilemma waarvoor alle vorms van liefdadige staatsondersteuning te staan kom. Ons wil daardie dilemma, sover as dit die onderwys betref, kortliks aangee.

Aan die een kant wys die hervormer op onderwys as die hoofmiddel waardeur die opkomende geslag onder die minsbedeeldes van ons bevolking gered kan word van die armblankedom.

Aan die ander kant, as 'n mens hulle daardie onderwys gratis verskaf, loop 'n mens gevaar om hulle verantwoordelikheidsgevoel te ondermyn, om die onderwys in hulle oë te verlaag tot iets wat nie veel werd is nie, en om 'n baie kragtige prikkel tot eie hulp en selfverbetering weg te neem. In kort, kom die dilemma neer op 'n keuse tussen die kweking van 'n barbaar of 'n parasiet.

As 'n mens besluit dat gratis onderwys, boeke, kos en inwoning en vervoer beskikbaar moet wees net vir dié wat in die allerarmoedigste omstandighede verkeer, loop 'n mens weer die gevaar dat dit mag blyk 'n baie slegte belegging van die Staat se geld te wees—altans vir sover dit die middelbare onderwys in sy teenswoordige vorm betref. Hierdie mense, aan wie groot somme staatsgeld bestee word, is dikwels, sowel wat erflikheid as omgewing betref, in so 'n bekrompe posisie geplaas dat hulle van die soort opvoeding wat hulle aangebied word, nie die regte voordeel kan trek nie. Dit is precies wat die Transvaal ontdek het met betrekking tot sy beurse vir Middelbare Skole. Die armes kry die voorkeur. Maar ten spyte van die feit dat 60% van die punte in die examen van St. VI vereis word om in aanmerking te kom, het dit geblyk dat die helfte van hierdie beurshouers voor die end van die middelbare skoolkursus uitval.

Die Transvaalse Departement moes derhalwe erken dat sy vrygewige en goedbedoelde stelsel van middelbare-skoolbeurse tot op sekere hoogte 'n mislukking was.

Nog 'n oorweging uit 'n oogpunt van goeie belegging van Staatsgeld rys op in verband met *die posisie van die man uit die middelstand*—die man wat nie vry is van sorge hoe om die opvoeding van sy kinders te betaal nie, maar wat te veel eergevoel het om aansoek om staatshulp te doen. Dit is die man wie se belange dikwels uit die oog verloor word. Tog is hy die type van persoon op wie se hulp die Staat in tye van krisis altyd moet staatmaak. Hy is die type van man wie se kinders deur goeie erflikheid en huislike opvoeding in staat is om van voortgesette studie voordeel te trek. Dit is die gesinne waaruit in die algemeen die leiers van die volk voortkom. Baie van die leiers van ons volk dank hulle voortgesette opvoeding aan beurse en studietoelaes wat aan hulle *weens verdienstelikheid* toegeken is.

Daar is baie gevalle waarin 'n extra handjie financiële hulp net genoeg is om hierdie soort ouer te help dat hy sy kind die eindpunt kan laat bereik. Daarsonder sou sy opvoeding ingekort moet word.

In plaas hiervan word die geld met 'n baie kwistige hand aan minder belowende materiaal uitgedeel.

**'n Moontlike Uitweg.**

Ons erken dat dit moeilik is om 'n uitweg uit hierdie dilemma te vind. Tog is daar 'n paar rigtings waarin 'n oplossing gesoek kan word.

(a) Die eerste is om te probeer dat elkeen, hoe arm ook al, regstreeks iets aan die skool waar sy kinders onderwys ontvang, moet bydra. Ds. J. H. van Wyk, vroeër Inspekteur van Koshuise vir behoeftiges in die Kaapprovinsie, druk homself in sy getuienis voor die Provinsiale Finansiële Kommissie van 1923 omtrent ouerlike verantwoordelikheid as volg uit. Sy woorde is hier besonder ter sake:—

„Die beginsel dat alle ouers óf in kontant óf in natura moet bydra tot die losies van hulle kinders behoort streng beide deur die Departement en deur die lokale kommissies toegepas te word....

„Ons moenie die feit uit die oog verloor dat behoeftige ouers die idee in hulle kop het dat die regeringstoelaes ruim genoeg is om alle uitgawes in verband met die koshuis te dek, en om bowendien nog 'n aansienlike balans oor te laat in die sakke van die bestuurders. Gevolglik meen hulle dat 'n mens nie by hulle moet kom vra om bydraes tot die onderhoud van hulle kinders nie.......

„In verband met hierdie punt het die vernuf en die spekuleergees by die armblanke my baie getref. Hy het tot die ontdekking gekom, as gevolg van die Ordonnansie wat gratis onderwys en industriële opleiding aan sy kinders verskaf, dat die laaste afskrikmiddel om hom te verhinder om 'n vroeë en onbesonne huwelik met 'n mede-armblanke aan te gaan verwyder is, en dat hy nou geregtig is op wat hulle 'n „spekulasie-huwelik" noem.

„Dit beteken dat onverskillige mense, sonder om te dink oor die lot van hulle kinders, of hulle huidige toestand of vooruitsigte in aanmerking te neem, somaar die dwaaste huwelik aangaan met die spekulasie dat die Regering hulle van alle las en verantwoordelikheid sal bevry deurdat hy vir die kinders vry losies, vry onderwys en industriële opleiding van hulle sesde tot hulle 18e jaar sal verskaf, waardeur hulle dan mettertyd in staat gestel sal wees om hulle eie bestaan te maak en hulle onverantwoordelike en vadsige ouers te onderhou. *Foedum dictu est.*".

(b) Die tweede is om die stelsel waarvolgens die geldelike voorsiening vir die onderwys vandag gereël is, te verander. Daar behoort 'n devolusie van finansiële verantwoordelikheid te kom, tesame met 'n devolusie van die beheer oor die onderwys, waardeur 'n meer direkte belangstelling in die onderwys gaande gehou word. Soos hierbo aangetoon, is daar nie werklik so iets as gratis onderwys nie. Ons moet almaal daaraan mee betaal, maar

die moeilikheid is dat *die verband tussen die gelewerde diens en die betaling daarvoor so ver te soek is dat die mense die twee glad nie met mekaar in verband bring nie.* Hulle moet daartoe gebring word om in te sien dat dit *hulle* skool is waarvoor hulle, d.i. die plaaslike gemeenskap, regstreeks betaal, elkeen ooreenkomstig sy middele, onverskillig of hy kinders het of nie.

Op dié manier kan die mense hulle miskien losmaak van die houding van „die Kaptein betaal vir almaal,'' en dat die Staat, 'n ver verwyderde onpersoonlike liggaam, daar is met onbegrensde middele om elk en 'n iegelik wat hulp verlang, te ondersteun—'n soort van onuitputbare melkkoei vir onderstand aan alle nooddruftiges.

(c) In die derde plaas moet die soort van onderwys wat besonderlik vir die arm kind, wat noodsaaklikerwyse gehelp moet word, bestemd is, 'n verandering ondergaan. Vir hom is feitlik die enigste beskikbare weg waarlangs die onderwys loop, die tradisionele middelbare skool. Dit gee hom nie wat hy nodig het nie. Meer as £200,000 word jaarliks deur die provinciale departemente vir hierdie soort onderwys aan beurse uitgegee, vergeleke met 'n skrale £5,000 vir beurse vir techniese opleiding. Vir laasgenoemde soort onderwys word leergeld betaal, terwyl in twee provincies in die hoër skole niks betaal word nie. Dientengevolge gaan baie kinders wat geen of maar min belang by die laaste soort van onderwys het, maar na die hoër skool, omdat dit tog beter is as niks en—dit kos bowendien ook niks.

Hier staan ons egter weer voor die tweeslagtigheid in ons stelsel van beheer oor die opvoeding, wat sulke ongerymdhede moontlik maak.

As die mense egter 'n soort van onderwys kon kry waaromtrent hulle en hulle kinders werklik voel dat dit iets werd is, dan is daar alle kans dat hulle ook bereid sal wees om groter opofferings daarvoor te maak. (Sien Hoofstuk IX).

(d) In die laaste plek, sal die skool alleen deur bewus en volhardend geestesgesindhede en ideale van jouself te help en selfstandig te wees aan te kweek ooit op 'n blywende wyse die karakterondermynende processe, wat op alle punte van ons politieke en sociale lewe inwerk, kan teëgaan. Die punte (a), (b) en (c) het betrekking hoofsaaklik op onderwys-organisasie en -financies — die uiterlike dinge. Hierdie laaste punt het te doen met die innerlike sy van die opvoeding, t.w. die inhoud en methodes van die onderwys.

Dit is grotendeels te wyte aan onkunde, verkeerde gesindhede en lae ideale dat die meeste van die bogenoemde misstande ontstaan. Dit is vernaamlik hierin dat die armblanke tekortskiet. Hier is dus by uitnemendheid die arbeidsveld en die ge-

leëntheid van die onderwyser om in die ontvanklike gemoedere van kinders sulke disposisies bewustelik op te bou ten einde hulle te vrywaar teen die verswakkende invloede van hulle sociale omgewing.

Uitstekende werk is alreeds gedoen gedurende die laaste 10 jaar deur die Nasionale Organisasie ter Bevordering van Spaarsaamheid om spaarsin by ons skoolkinders aan te kweek. Die boekie *Kortbegrip van Spaarsaamheid* deur die heer J. de V. Roos, gewese Auditeur-generaal van die Unie, onlangs deur bogenoemde organisasie uitgegee, kan in die hande van 'n goeie onderwyser 'n baie effektiewe propagandamiddel wees om spaarsin in die skool aan te kweek.

In 1931 was daar in die Unie omtrent 300 skole met pennyspaarbanke, waarvan die totale deposito's meer as £5,000 beloop het. Behalwe dit was daar omtrent 800 skole met Spaarklubs, in verband waarmee omtrent 58,000 Unie-leningcertifikate (teen 16/- elk) gekoop is. As 'n mens egter in aanmerking neem dat 5-6de van die skole in die Unie nog geen organisasie van hierdie aard het nie, dan besef 'n mens hoe veel daar nog te doen is. In Natal besit 40% van die skole Spaarklubs; in die Kaapprovincie en Transvaal 16%, en in die O.V.S. slegs 10%. In laasgenoemde provincie is onlangs 'n baie uitvoerige leerplan vir die onderwys van spaarsaamheid in elke skoolstanderd opgestel.

Dan is daar ook die werk wat in die laaste aantal jare deur die Voorligtingsdiens van die Unie-Landboudepartement aanvaar is deur Mielie-, Hoender-, Skaap-, ens., klubs onder opgeskote seuns en dogters te stig. Die werk word meestal volgens die thuisof groep-projek-plan uitgevoer. Hierdie soort werk is maar slegs in sy beginstadium. As 'n mens egter moet oordeel na die resultate wat tot dusver behaal is, dan is dit ongetwyfeld 'n onderneming wat baie groot moontlikhede het vir die toekoms om selfstandigheid en die gees van samewerking (temidde van gesonde wedywer) by die kinders aan te kweek, sowel as om hulle landbou te leer.

Ek het slegs twee konkrete voorbeelde genoem van wat gedoen word. Veel meer kan nog in hierdie rigtings uitgerig word, asook in ander rigtings. Die aktiwiteite van die skool bied ontelbare geleënthede aan vir die knap onderwyser om die kinders met die ideale van selfstandigheid en selfvertroue te besiel en om selfrespek en eergevoel by hulle in te boesem. Boeke soos *Selfhelp* deur Smiles, hoewel hulle deur sommige mense as ouderwets beskou word, besit groot waarde vir onderwysers, deur vir hulle 'n duidelike formulering van 'n ideaal wat ons broodnodig het, voor oë te hou. Die duidelike formulering van die

ideaal van jouself te help en die systematiese inprenting daarvan by alle moontlike geleënthede is per slot van rekening die enigste methode waarop 'n mens so'n ideaal as 'n hoeksteen in die karakters van die opkomende geslag kan lê.

Dit is in 't kort 'n paar maniere waarop die skool as 'n prophylaktiese en kompenserende middel kan ingerig word ten einde die verswakkende en verbrokkelende invloede wat op die kind van alle kante inwerk (selfs ook deur die voorsiening van gratis onderwys) teë te gaan.

## HOOFSTUK VIII.

## DIE OPVOEDBAARHEID VAN DIE ARMBLANKE.

### Die Vraagstuk: Algemene Uiteensetting.

Sedert die tyd dat die aard van die armblankevraagstuk besef is, is daar altyd op gewys dat die oplossing in een of ander vorm van onderwys of opvoeding gesoek moet word. As 'n mens so iets aan die hand gee, neem jy natuurlik aan dat die armblanke vir opvoeding vatbaar is. Een van ons vernaamste take by hierdie ondersoek was om die juistheid van hierdie veronderstelling na te gaan.

Al sou ons aanneem dat hy vir opvoeding vatbaar is, dan staan ons nog voor die heel belangryke vraagstuk, nl. om uit te vind *tot welke mate die armblanke vir opvoeding vatbaar is.*

Om 'n antwoord op hierdie vraag te vind, het ons uit drie hoofbronne gegewens ingesamel. (a) In die eerste plek het ons onderhoude gehad met persone wat deeglike ondervinding het van armblankes—op plase, as huisbediendes, op goewerments- en kerknedersettings en in fabrieke—om presies uit te vind in hoeverre die armblanke hom aan die maatreëls tot sy opheffing en rehabilitasie laat beïnvloed het en in welke mate hy daarop gereageer het. Ofskoon die gegewens interessant en van belang was, was hulle meestal van die aard van *opinies* en was dit moeilik vir ons om met behulp van hierdie gegewens alleen enigsins met juistheid te sê in welke mate die armblanke vir opvoeding vatbaar is.

(b) Voorts het ons, aan die hand van 'n hele reeks van gegewens wat ons van verteenwoordigende skole oor die hele Unie ingesamel het,—soos in Hoofstuk III, IV en V hierbo uiteengesit is—'n taamlike noukeurige en objektiewe aanduiding verkry van die vashoukrag van die skool op kinders van die verskillende ekonomiese klasse, van die mate van vordering op skool en uiteindelik van die rigtings wat deur sodanige kinders ingeslaan word nadat hulle uit die skool is.

(c) Ten laaste het ons, om gegewens wat op 'n wetenskaplike wyse vasgestel is, te verkry, gebruik gemaak van die tegniese hulpmiddele wat die moderne ontwikkelinge op die gebied

van psychologiese en opvoedkundige metings tot ons beskikking stel.

Aangesien hierdie navorsingsmiddele nie in 'n volkome gestandaardiseerde vorm beskikbaar was toe ons met ons taak begin het nie, is die hoeveelheid werk wat hierdie gedeelte van die ondersoek vereis, verdubbel. Hierdie voorbereidende werk was nogtans baie noodsaaklik, want voordat ons kon sê dat die armblanke soveel van die gemiddelde of norm afwyk, moes ons eers uitvind wat die *norm* vir die hele bevolking is. Ons moes vervolgens seker maak dat ons eenhede orals ewe groot was, en ten laaste moes ons uitvind wat die waarskynlike fout sou wees as ons net sekere monsters van die groepe meet en dan aanneem dat die uitslag vir die hele groep geld.

Met die middele wat ons tot ons beskikking gehad het, was dit natuurlik onmoontlik om hierdie toetse enigsins op groot skaal op volwassenes toe te pas. Ons het derhalwe die gewone plan gevolg, n.l. om die *kinders* van die verskillende klasse van ons gemeenskap op skool te toets—natuurlik in die veronderstelling dat die uitslae van hierdie toetse gebruik kon word om een maatskaplike groep as 'n geheel met 'n ander te vergelyk.

Die gevolgtrekkings wat in hierdie hoofstuk aangegee word, is hoofsaaklik op die toetse wat aan kinders in openbare skole gegee is, gebaseer.

Wat ook al die gebreke van hierdie toetse mag wees, hulle is beter as enigeen van die ander maatstawwe wat daar in hierdie opsig bestaan en dit is in elk geval die mees objektiewe metode waarvolgens ons taamlik noukeurig die verskil tussen verskeie groepe op verstandelike en opvoedkundige gebied kan bepaal.

### Toetse wat toegepas is, en Vasstelling van Norms.

(a) Die toetse wat ons toegepas het *om die algemene verstandsvermoë te meet*, is: (i) *Die Suid-Afrikaanse groep-verstandstoetse* (beide in Afrikaans en in Engels gestandaardiseer deur R. W. Wilcocks* onder beskerming van die Raad vir Navorsingstoelae); (ii) *Die Beta-Amerikaanse Leër Groeptoets*—waarby taal geen rol speel nie. Die aard en uitslae van hierdie twee toetse word in die verslag van die Sielkundige Navorser beskryf.

(b) Die toetse wat toegepas is om meer in die besonder die resultate van die onderwys en van omgewingsinvloede te meet, is die volgende:—

---

* 'n Volledige beskrywing van hierdie toetse en van die manier waarop hulle gestandaardiseer is, het verskyn in 'n artikel deur R. W. Wilcocks in *The Journal of General Psychology*, 1932, VI. 233-275.

(i) *'n Toets vir Rekenbekwaamheid.*—Vir die gebruik van hierdie toets het ons die welwillende toestemming gehad van dr. C. Coetzee wat dit in sy werk *Experimentele Opvoedkundige Studies* (Van Schaik, 1926) gepubliceer het. Dit bestaan uit twee hoofgedeeltes: toetse vir bekwaamheid in bloot *meganiese* rekenkundige *bewerkings,* en toetse vir bekwaamheid in die oplossing van rekenkundige *probleme.* Die eerste gedeelte bestaan uit vier afsonderlike toetse van twee minute elk in die mechaniek van die vier bewerkings: optel, aftrek, vermenigvuldiging en deling van heel getalle. Hierdie sommetjies was in boekvorm gedruk, en die kinders moes net die antwoorde invul. Daar was 117 bewerkings. Aan die begin was dit so eenvoudig dat die leerlinge van die substanderds sommige daarvan kon doen. Maar dit het trapsgewyse moeiliker geword, en daar was so 'n groot aantal daarvan dat niemand, behalwe een of twee van die vlugste werkers in die hoër skool, dit binne die vasgestelde tyd kon klaarkry nie. Die vasgestelde tyd vir die probleemgedeelte was vier minute en daar was 8 probleme van die volgende aard (sommige makliker, ander weer moeiliker: „'n Man neem 25 minute om van sy huis na die skool te loop. Sy seuntjie neem ook 25 minute. Hoe lank sal hulle neem as hulle saam loop?" „Die telefoonpale staan 50 tree van mekaar. Hoe ver is dit van die eerste tot die negende paal?" ens.

Ofskoon hierdie toets oor die geheel betroubaar en nuttig is, kon ons nie die norms wat dr. Coetzee verkry het, gebruik nie, omdat die getal kinders van die verskillende leeftye waarop hy sy berekeninge gebaseer het, nie groot genoeg en nie verteenwoordigend genoeg was nie, te wyte aan die steurende uitwerking van seleksie by die hoogste en laagste ouderdomsgroepe. Om sy norms te bepaal, het dr. Coetzee by voorbeeld net leerlinge uit die laer skool gebruik. Gevolglik was sy norms vir die ouderdomme 13, 14, 15 en 16 te laag, want die meeste van die skrander leerlinge van daardie ouderdomme was alreeds in hoër skole of het die skool finaal verlaat. Sy norms was gebaseer op 2,731 leerlinge in 13 laer skole (sewe Afrikaansmediumskole op die Witwatersrand en ses in kleiner dorpe in Transvaal). Hierdie skole kan nouliks as verteenwoordigend van die Unie of selfs van Transvaal beskou word.

Ons moes derhalwe nuwe norms vasstel.

Ons het hierdie toetse op 'n totaal van meer as 15,000 leerlinge in 170 skole in die Kaapprovincie, Transvaal en Natal toegepas, maar het slegs van 10,333 gevalle die resultate geneem vir die vasstel van norms. In elke skool het ons al die leerlinge van 10 tot en met 15 jaar getoets, afgesien van die standerds waarin

hul was. Al was 'n kind van 10 jaar nog in 'n substanderd, is hy getoets. As hy 14 of 15 jaar was en in die Matriekklas, is hy ook getoets. 'n Aansienlike getal leerlinge op hoër skole is getoets ten einde ook die 14- en 15-jariges, wat alreeds verby die laerskoolstadium was, in te sluit. Verder het ons ook elke kind in standerds II tot VI getoets, afgesien van sy of haar ouderdom.

Ons het die skole gekies om so na moontlik 'n verteenwoordigende monster van plattelandse sowel as stedelike skole in die Unie te verkry. Om egter nog meer seker te maak dat ons leeftydsnorms verteenwoordigend is van die land in sy geheel, het ons 'n statistiese berekening toegepas—dieselfde as wat Wilcocks uitgewerk en toegepas het om die S.A. groep-verstandstoetse te standaardiseer. Ons het die ouderdom-standerd-distribusie van alle leerlinge in die Unie geneem en ons norms so geweeg dat die uitwerking van die seleksie waaraan ons monster onderhewig was, uitgeskakel is. Die toepassing van hierdie methode wat ons aan Wilcocks te danke het, word in al sy besonderhede beskryf in die bogenoemde artikel.

Ons het toe die volgende norms verkry vir skoolkinders van die ouderdomme 10 tot en met 15 jaar en vir standerd II tot en met VI.

**Tabel 75. — Rekennorms.**

| (a) *Volgens ouderdomme* | 10 jr. | 11 jr. | 12 jr. | 13 jr. | 14 jr. | 15 jr. | Totaal |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| Get. proefpersone | 1,423 | 1,511 | 1,694 | 1,761 | 1,677 | 1,218 | 9,284 |
| (Mediaan-aantal somme reg) | (36.7) | (53.7) | (70.5) | (86.0) | (98.8) | (108.2) | |
| Standaard-afwykings van norms | 6.3 | 7.3 | 8.3 | 8.9 | 9.8 | 10.4 | |
| NORMS (std.-punte) | *25.7* | *29.9* | *33.7* | *37.3* | *40.2* | *42.7* | |

| (b) *Volgens Stds.*: | II | III | IV | V | VI | Totaal |
|---|---|---|---|---|---|---|
| Get. proefpersone | 1,696 | 1,946 | 1,737 | 1,822 | 1,628 | 8,829 |
| (Mediaan-aantal somme reg) | (31.8) | (56.2) | (74.2) | (95.3) | (111.6) | |
| Standaard-afwykings | 3.4 | 4.6 | 5.1 | 6.0 | 6.9 | |
| NORMS (std.-punte) | *24.5* | *30.2* | *34.6* | *39.4* | *43.6* | |

Die aantal somme reg van 'n leerling is verkry deur eenvoudig die getal somme wat hy in die vier mechaniese bewerkings reg het en tienmaal die getal probleme wat hy reg het, bymekaar te tel. Hierdie weging van die probleme het ná enige proefneming, statisties sowel as prakties, hoogs bevredigend geblyk. Die leerlinge wat van 10-15 jaar oud was, maar nie in een van die standerds II tot VI nie, is wel getoets, maar hulle word hier in die standerdgroepe buite beskouing gelaat en *vice versa*. Gevolglik is die twee totale nie dieselfde nie. Die daling van 1,677 tot 1,218 in die geval van leerlinge van 14 en 15 jaar onderskeidelik, toon aan dat daar 'n aanmerklike mate van seleksie was in die geval van 15-jarige leerlinge. Ons laat dus alle 15-jariges buite beskouing in ons latere bespreking, waar ons by voorbeeld die armblankekinders met die gemiddelde van die land vergelyk.

Die mediane van die aantal somme reg kan as norms gebruik word wanneer volstrekte noukeurigheid nie juis vereis word nie. Daar is egter geen waarborg dat die eenhede op hierdie manier verkry orals dieselfde op die skaal is nie. Ons het derhalwe die aantal somme reg in „standaardpunte'' omgewerk sodat die eenhede oral op die skaal eenvormig is. Hierdie verfyning van ons maatstaf is nodig waar noukeurige metings vereis word.

In verband hiermee wil ek die vriendelike medewerking van die Sielkundige Navorser erken. Dit is op sy aanbeveling en met sy hulp dat ek die aantal somme reg in die rekenkundetoets tot „standaardpunte'' omgewerk het.

Die *eenheid* van die „standaardpunte'' behaal, is een-tiende van die standaardafwyking van die groep wat getoets is. „Standaardpunte'' stel voor die afstand wat 'n besondere prestasie van 'n nulpunt, 3.5 *sigma* (of standaardafwykings) van die middelpunt (gemiddelde) van die distribusie van die getoetste groep 10 tot 15-jariges, af is. Die omvang van die skaal was derhalwe 7 *sigma* (S-A's), wat 70 eenhede van „standaardpunte'' verteenwoordig. 'n Standaardpunt is in sekere opsig 'n absolute eenheid, en as sulks is dit 'n veel nuttiger eenheid om mee te werk as 'n som reg (of verkeerd) omdat standaardpunteenhede orals ewegroot is of hulle nou deur middel van 'n rekenkunde- of van 'n woordeskattoets verkry word. Dit maak nie saak nie. Standaardpunte in die rekenkundetoets kan derhalwe vergelyk word met en bygetel word by die standaardpunte in die woordeskattoets, want ons is seker dat ons met eenhede van dieselfde soort en grootte te doen het.

Die *standaardafwykings* (in standaardpunte aangegee) is nuttig in soverre hul die relatiewe mate van verspreiding of

variabiliteit van die prestasie rondom die gemiddelde in 'n besondere ouderdomsgroep of skoolstanderd aandui. Die S.-A's word groter namate die proefpersone ouer is en die skoolstanderds van meer gevorderde aard is, waarskynlik as gevolg van die differensiasie wat onderwys meebring; en dit skyn aan te dui dat die groepe, hoe ouer die kinders word en hoe hoër die standerds is, al hoe meer heterogeen van aard word. As gevolg van seleksie op 15-jarige leeftyd en in Std. VI sou 'n mens weer verwag dat die net andersom moet wees, d.w.s. die S.-A's is waarskynlik kleiner as wat hul sou gewees het as daar geen seleksie was nie. Die interessante punt in verband met hierdie S.-A's is egter dat *die verspreiding of variabiliteit van prestasies in die skoolstanderds minder as twee-derdes so groot is as wat dit in die ouderdomsgroepe is,* en dit skyn aan te toon dat die standaardgroepe meer homogeen is as die ouderdomsgroepe. Dis waarskynlik omdat bevordering van standerd tot standerd meer van bekwaamheid in rekenkunde as van enige ander vak afhang. (Sien hieronder: Die S.-A's by die woordeskattoetse vir die standerds is groter as dié by rekentoetse).

(ii) *Woordeskattoets (Afrikaans).*—By hierdie toets is 'n lys van 100 woorde gebruik. Die lys is geneem uit die „Kaapprovinsie-Individuele Intelligensie-skaal vir Afrikaanssprekende Kinders," deur dr. H. P. Cruse, van Stellenbosch, en deur skrywer hiervan saamgestel onder beskerming van die Kaaplandse Departement van Onderwys en in 1929 in twee brochures gepubliceer. Daarin word volledig vermeld hoe die toetse opgestel en gestandaardiseer is.

By hierdie opname is die toets in die vorm van twee gelykwaardige lyste van 50 woorde elk toegepas. Die korrelasiekoëfficiënt tussen hierdie twee lyste is .93. Met die ouderdom konstant, is dit .89—wat 'n hoë mate van betroubaarheid beteken. Nuwe norms moes vasgestel word, want die aangegewe norms was bedoel vir die gebruik van die toets as 'n *individuele toets,* terwyl ons dit as *groeptoets* toegepas het. Die kurwe van die toeneming van norms waar die toets as groeptoets toegepas word, hoewel effens laer (wat 'n mens sou verwag), as dié van die toets as 'n individuele toets, loop egter precies ewewydig daarmee.

Hierdie woordeskattoets is op omtrent 17,000 kinders in die Unie toegepas. Dit is alleen vir Afrikaanssprekende kinders gestandaardiseer. Die getalle wat vir die norms gebruik is, word hieronder aangegee.

**Tabel 76.—Norms vir Afrikaanse Woordeskattoets.**

| (a) *Volgens ouderdomme* | 10 jr. | 11 jr. | 12 jr. | 13 jr. | 14 jr. | 15 jr. | Totaal |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| Get. proefpersone | 1,721 | 1,899 | 2,018 | 2,076 | 2,098 | 1,772 | 11,584 |
| (Mediaan-aantal woorde reg) | (9.29) | (12.06) | (15.16) | (18.42) | (21.52) | (24.39) | |
| Standaard-afwykings | 6.7 | 6.6 | 6.2 | 7.6 | 8.2 | 9.4 | |
| NORMS (Std.-punte) | *25.23* | *29.60* | *32.99* | *36.43* | *39.50* | *42.25* | |

| (b) *Volgens Stds.*: | St. II | Std. III | St. IV | St. V | St. VI | Totaal |
|---|---|---|---|---|---|---|
| Get. proefpersone | 2,075 | 2,456 | 2,141 | 2,120 | 2,013 | 10,805 |
| (Mediaan-aantal woorde reg) | (8.4) | (11.6) | (15.7) | (19.7) | (24.3) | |
| Standaard-afwykings | 5.9 | 5.5 | 6.3 | 5.4 | 5.5 | |
| NORMS (Std.-punte) | *23.81* | *28.89* | *33.53* | *37.72* | *42.16* | |

Die aantal woorde reg is geneem uit 'n lys van 50 woorde. Daar was geen vasgestelde tyd waarin die toets voltooi moes word nie. Origens is dieselfde techniek as in die geval van die rekentoets, hierbo genoem, vir die standaardisasie van hierdie toets gevolg. Die aantal woorde reg is ook omgewerk tot standaardpunte waarin die norms aangegee word.

(iii) *Woordeskattoets* (*Engels*).—In hierdie toets is daar gebruik gemaak van die twee gelykwaardige lyste van 50 woorde elk, deur Terman in sy *Measurement of Intelligence* opgestel. Ook hierdie twee lyste was oorspronklik vir 'n individuele toets bedoel; en daar dit vir 'n groeptoets gebruik is, moes nuwe norms vasgestel word. Hierdie norms is gebaseer op die punte behaal deur leerlinge in uitsluitlik Engelse centrums soos Grahamstad en omstreke en Durban, sowel as dié van Engelssprekende kinders in Engelsmediumklasse in verskillende dorpe in die Kaapprovincie, Natal en Transvaal. Hierdie norms is tentatief omdat die getal gevalle, hoewel waarskynlik taamlik verteenwoordigend, betreklik klein is. Origens is dieselfde methode wat hierbo beskryf is, by die standaardisasie gevolg.

Tabel 77. — Norms vir Engelse Woordeskattoets.

| (a) *Volgens ouderdomme* | 10 jr. | 11 jr. | 12 jr. | 13 jr. | 14 jr. | 15 jr. | Totaal |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| Get. proefpersone | 148 | 167 | 196 | 188 | 122 | 97 | 918 |
| (Mediaan aantal woorde reg) | (6.8) | (9.5) | (13.0) | (16.2) | (18.8) | (20.8) | |
| NORMS (Std.-punte) | *24.6* | *29.1* | *33.2* | *36.7* | *39.6* | *41.7* | |

| (b) *Volgens Stds.:* | II | III | IV | V | VI | Totaal |
|---|---|---|---|---|---|---|
| Get. proefpersone | 75 | 180 | 198 | 261 | 196 | 910 |
| (Mediaan-aantal woorde reg) | (6.3) | (9.7) | (14.3) | (18.2) | (21.7) | |
| NORMS (Std.-punte) | *23.8* | *29.4* | *34.6* | *39.0* | *42.6* | |

Dr. Hamilton-Wild van die Rhodes-Universiteitskollege was so vriendelik om te help met die toepassing van die Engelse woordestkattoets in sommige van die skole in Grahamstad. Origens is al hierdie toetse, die rekentoetse en die woordeskattoetse in Afrikaans, deur skrywer deses self toegepas. In 'n paar skole in Natal het inspekteur C. M. Booysen, van die Natalse Departement van Onderwys, gehelp; en in 'n paar ander gevalle het die psycholoog van die opname (dr. Wilcocks) die onderwys- sowel as die sielkundetoetse in een skool gegee, terwyl ek dieselfde toetse in 'n naburige skool gegee het. Ons het egter probeer om die toepassing van die toetse in alle gevalle so eenvormig moontlik te maak.

(iv) *Wat die toetse eintlik meet.*

Dit is nie nodig vir ons om hier al die besonderhede aangaande die standaardisasie en die vasstelling van die geldigheid van hierdie toetse te gee nie. Hoewel ons by die aanvang van hierdie opname van plan was om ander toetse, soos by voorbeeld met betrekking tot spelling, opstel, lees, mechaniese bekwaamheid, gesondheidsinformasie op te stel, lees, mechaniese bekwaamweens die uitgebreidheid van die onderneming. Ons het ons toe by die twee toetse vir *algemene verstandsvermoë* (n.l. die Suid-Afrikaanse en die Beta) en die twee onderwys- of skooltoetse (nl. die rekenkundetoets en die woordeskattoets) bepaal, hoofsaaklik met die oog op die gerieflikheid en betroubaarheid daarvan. Die uitslae van die verstandstoetse, hoewel grotendeels beïnvloed deur en afhanklik van onderwys, was bedoel as 'n

aanduiding van algemene bekwaamheid. Hoewel die uitslae van die *rekentoetse* grotendeels van algemene bekwaamheid afhang, was dit bedoel as 'n aanduiding van die invloed van *ad hoc* onderrig en skoolonderwys. Kinders het baie min van daardie soort rekenkunde buite die skool geleer. As ons heeltemaal seker was dat die invloed van onderrig dieselfde was in alle skole, sou ons tot die gevolgtrekking kon kom dat die algemene bekwaamheid van die kinders min of meer in verhouding tot die punte wat hul in die toetse behaal sou varieer. Die ondervinding het ons egter geleer dat daar byna net so veel afwisseling in die doeltreffendheid van die onderrig in verskillende skole voorgekom het as wat die gehalte van die mensemateriaal waarop die onderrig moes inwerk, verskillend was.

Nogtans is die korrelasie tussen die rekentoets as 'n geheel en die S.A.-verstandstoets baie hoog ($r = .78 \pm .012$) met ouderdom konstant.

Die korrelasie tussen die blote meganiese gedeelte van die toets, wat grotendeels deur speciale oefening in die meganiese berekenings beïnvloed word, en die S.A.-verstandstoets is $.68 \pm .016$ (met ouderdom konstant). Die korrelasie tussen die probleem-gedeelte alleen en laasgenoemde toets is $.83 \pm .01$ —min of meer soos mens sou verwag het.

Hierdie rekentoets was oor die geheel net so'n goeie afsonderlike aanduiding van die prestasie van 'n klas in al hul skoolwerk, as enige ander enkel maatstaf wat daar tans bestaan. In baie skole was daar feitlik 'n perfekte korrelasie tussen die toetsresultate en die resultate van die kwartaalexamens, waarvolgens die posisie van die kinders in die klas bepaal is. In die eerste plek is dit omdat die korrelasie tussen hierdie rekentoets en algemeen-verstandelike bekwaamheid hoog is; en, ten tweede, vereis die probleemgedeelte van die toets waarskynlik net so veel lees-bekwaamheid as reken-bekwaamheid. Die bekwaamheid om te lees-om-te-verstaan is iets wat groter invloed het op die prestasie in ander vakke soos bý voorbeeld geskiedenis en aardrykskunde as wat onderwysers dikwels besef.

Onderwysers was dikwels verbaas dat ek deur middel van hierdie toets, wat nie eens 'n halfuur duur nie, hul leerlinge net so goed volgens verdienstelikheid kon rangskik as wat hulle in staat is om te doen deur middel van uitgerekte kwartaalexamens —soms miskien beter, want baie van hulle het nie besef dat daar leerlinge in St. II is wat werklik hoër punte in dieselfde toets sou behaal as sommige leerlinge in St. V en VI nie. Selde of ooit het hulle of selfs die skoolinspekteurs probeer om 'n toets van hierdie aard te gebruik, waar dieselfde toets aan die leerlinge van alle standerds gegee word.

Van die *woordeskattoets* is gebruik gemaak omdat dit waarskynlik die beste afsonderlike skaal is met behulp waarvan die peil van die kulturele of intellektuele milieu van 'n besondere gemeenskap bepaal kan word. As 'n omgewing arm is aan idees (waarskynlik aan isolement en agterlikheid te wyte), sal die woordeskat ongetwyfeld ook maar beperk wees.

Die woordeskat word natuurlik grotendeels deur die skoolonderwys beïnvloed; maar hier speel die invloed van huislike omgewing sowel as die algemene omgewing, ook 'n baie vername rol. Nogtans vind ons dat die korrelasie tussen die woordeskat en algemene verstandsvermoë, deur middel van die Suid-Afrikaanse Verstandstoets gemeet, hoog is ($.71 \pm .016$) met ouderdom konstant. Dit is waarskynlik omdat die Suid-Afrikaanse verstandstoets ook 'n aansienlike mate van taalkennis vereis. Taal speel ongetwyfeld 'n groot rol in verband met algemene verstandsvermoë.

Om op te som, kan ons derhalwe sê: (1) dat ons die gesamentlike uitslae van die rekentoets en van die woordeskattoets geneem het in die eerste instansie as 'n maatstaf van die invloed van *omgewingsfaktore:* die skool, die huis, die maatskaplike en ekonomiese omgewing, en slegs in die tweede plek as 'n moontlike aanduiding van erflikheidsfaktore, wat baie moeilik geïsoleer kan word. (2) Ten tweede: Waar maatreëls toegepas is vir die verbetering van die omgewing, by voorbeeld deur middel van nedersettings, koshuise en beter onderrig vir groepe arm kinders, het ons veronderstel dat dit redelikerwys verwag kan word dat sodanige verbeteringe in die uitslae van hierdie toetse weerspieël sal word.

## AANDUIDINGS VAN DIE OPVOEDBAARHEID VAN DIE ARMBLANKE.

### A. Die Armblankegroep in sy Geheel.

Die klasse van kinders wat onder hierdie groep getoets is, kom feitlik ooreen met dié wat in hoofstuk XII van die verslag van die psychologiese navorser beskryf word. In die plattelandse gebiede sluit hierdie klasse in: kinders van bywoners, van arbeiders op plase, van persone wat klein stukkies grond huur of besit waarop hul nouliks 'n bestaan vind (mits dat ons in elke geval, óf deur eie waarneming óf van die onderwyser, bewys gehad het dat die huisgesin arm was). Hierby kom dan nog die boswerkerklas, en daardie artificiële versamelings van arm mense wat op nedersettings, onderstandswerke en diamantdelwerye aangetref word.

Ons het ook baie van bogenoemde kinders in die koshuise vir behoeftige kinders op die groot plattelandse dorpe in die Kaapprovincie aangetref. Hulle is ook ingesluit, behalwe in gevalle waar hul ouers skielik of tydelik verarm het as gevolg van droogte of een of ander noodlottige voorval, of waar ouers vir die kinders se losies betaal. In die dorpe en stede was die beroep van die ouer 'n vername maatstaf—ofskoon ons probeer het om ons so ver moontlik net by die arm mense wat van die platteland kom, te bepaal. Kinders wie se ouers gewone dagloners was in werk van ongeskoolde aard of in ander werk teen swak betaling, is ook ingesluit, waar die huisgesin arm was. Hier het ons ook ander bykomende maatstawwe gehad, soos by voorbeeld gevalle waar die arm leerlinge by baie van die skole sop of ander voedsel ontvang het, of waar hulle in 'n provincie waar daar vir skoolboeke betaal word, hul boeke gratis gekry het, of waar hulle in ander opsigte die voorwerpe van liefdadigheidswerk was.

(i) *Beperkings as gevolg van lae intelligensie.*

Die uitslae van die verstandstoetse word volledig aangegee in die verslag oor die psychologiese ondersoek (Hfstk. XII). Hulle is egter van die allergrootste belang vir die onderwys. Intelligensie is trouens gedefinieer as *die vermoë om te leer.* Ons gaan derhalwe een of twee van die punte weer vlugtig oor, waar hulle speciaal op ons gedeelte van die ondersoek betrekking het.

Die gemiddelde intelligensiekwosiënt* van armblankekinders van 10 jaar tot net onderkant 13 jaar, was 96.7. Die onderwyskwosiënt wat verkry is van die onderwystoetse toegepas op armblankekinders van 10 jaar tot net onderkant 15 jaar, was ongeveer 92. Ofskoon hul as 'n groep definitief onderkant die gemiddelde is, staan ongeveer een-derde van die armblankekinders op onderwys- en verstandelike gebied bokant die gemiddelde van alle blanke kinders in die Unie.

---

* Deur 'n Intelligensiekwosiënt (I.-K.) word gewoonlik verstaan die verhouding waarin 'n kind se *verstandelike ouderdom* tot sy *kronologiese ouderdom* staan. Veronderstel 'n kind is 10 jaar oud, maar behaal in 'n intelligensietoets dieselfde aantal punte as die gemiddelde kind van 12 jaar, dan is sy I.-K. 12 / 10 = 1.20. Hy is dus bo die normale. As hy die aantal punte van 'n gemiddelde kind van 10 jaar behaal dan is sy kwosiënt 10 / 10 = 1.00 en is hy net normaal. As hy dieselfde aantal punte behaal as 'n kind van 9 jaar, dan is sy I.-K. 9 / 10 = .90 en hy is onder die normale. Teneinde van die decimaal ontslae te raak, word hierdie verhouding gewoonlik met 100 vermenigvuldig. Vir die betekenis van hierdie verskillende I.-K.'e word die leser verwys na een of ander standaardwerk oor die verstandsmeting: b.v. Terman:

Sommige van hulle is inderdaad besonder begaafd en blykens die toetse is hul verstandsvermoë selfs van 'n baie superieure aard. Ons kan derhalwe sê dat die merendeel van die armblankes binne die perke van 'n normale verstandsvermoë val en dat dit geregverdig sou wees indien daar meer vir hulle op onderwysgebied gedoen sou word.

Net soos daar minder van hulle is met 'n verstandsvermoë bo die normale, so is daar meer van hulle onder die normale verstandsvermoë; en dis hier waar die prestasie op onderwysgebied definitief deur 'n lae mate van verstandsvermoë beperk sal word.

Op bladsye 193 en 206 is reeds aangetoon volgens die Sielkundige se bevindings dat: (1) terwyl daar 7.6% van die hele skoolbevolking 'n I.-K. van minder as 84 het, d.i. nie genoeg verstand om in Std. VI te kom nie, hierdie percentasie vir die armblankes 13.7% is; m.a.w. dat daar omtrent tweekeer soveel agterlike kinders onder die armblankeklas as onder die totale skoolbevolking is; (2) terwyl 15.6% van die hele skoolbevolking 'n I.-K. onder 89 het, d.i. nie genoeg verstand om in die Std. VI examen *te slaag* en in Std. VII te kom nie, hierdie percentasie vir die armblankes 23.3% is. Dit beteken dat ongeveer 'n kwart van die armblankes alleen weens gebrek aan verstand nie in staat sal wees om Std. VI deur te kom en 'n hoërskoolkursus te volg nie.

Ons moet in hierdie verband egter twee faktore in aanmerking neem. In die eerste plek, is dit minimum-syfers dié. Die percentasie wat nie Std. VI bereik of deurkom nie is inderdaad baie groter, omdat die skoolprestasie ook nog deur ander faktore behalwe verstandsvermoë beïnvloed word. Trouens, 44% van die hele skoolbevolking kom nie Std. VI deur nie, en dit is meer as viermaal so veel as wat 'n mens sou verwag, as gebrek aan

---

*(Voetnoot vervolg van vorige bladsy)*

*The Measurement of Intelligence.* (In verband met die metings gemaak deur middel van die Suid-Afrikaanse Verstandstoets is die I.-K. berekenings op effens 'n ander as die konwensionele manier, hierbo genoem, gemaak. Die methode word deur Wilcocks beskryf in die artikel waarna verwys is op bl. 281 hierbo). Dieselfde idee van 'n verhouding word uitgedruk deur die *onderwyskwosiënt* (O.-K.). Hier egter word die prestasie van die kind deur middel van 'n *onderwystoets*, byv. in rekenkunde, spelling, opstel of woordeskat, ens., of deur middel van 'n aantal hiervan gekombineer, gemeet en vergelyk met dié van die gemiddelde kind van dieselfde ouderdom.

'n *Prestasie-kwosiënt* (P.-K.) word verkry deur die I.-K. in die O.-K. te deel, d.i. om die verhouding aan te toon tussen die kind se prestasie op skool en sy verstandsvermoë.

verstand die enigste hinderpaal was. Vroeër was daar 'n baie groter percentasie wat nie Std. VI deurgekom het nie.

Ons kon nie in die geval van die armblankekinders wat nie Std. VI deurkom, so'n noukeurige percentasie verkry as vir die hele skoolbevolking nie, aangesien daar nie in hierdie opsig gegewens oor *alle* armblankekinders in die land beskikbaar was nie. Die percentasie armblankekinders wat nie Std. VI deurkom nie word egter op 60% geskat. Ons weet verder dat in die omgewings wat ekonomies swak is, 90% van die kinders ná Std. VI uit die skool gaan, in vergelyking met 66% van die hele skoolbevolking.

Afgesien van die beperkings aan gebrek aan verstand te wyte, kan daar dus nog heelwat op onderwysgebied gedoen word om die kinders in staat te stel om die laerskoolkursus te voltooi; nie alleen vir armblankekinders nie, maar ook in die geval van die skoolbevolking in sy geheel.

Die ander faktor wat ons in hierdie verband in aanmerking moet neem, is dat hierdie syfers en percentasies van toepassing sal wees solank as wat die vereistes van die laerskoolleerplan en dié vir die Std.-VI-examen min of meer konstant bly.

(ii) *Die Ontwikkelingsgang van Armblankekinders.*

Die uitslae van die reken- en woordeskattoetse wat op armblankekinders toegepas is, word in Tabel 78 aangegee. Standerd vir standerd en ouderdom vir ouderdom word hulle prestasies met die norm vergelyk. Die W.F. (waarskynlike fout)* ten gevolge van die beperkte aantal proefpersone in ons monsters, word in elke geval aangegee. Ten einde uit te vind of die verskil tussen die mediaanpunte (deur armblankekinders behaal) en die norms van betekenis is, kan 'n taamlike betroubare aanduiding verkry word deur middel van die formule

$$W.F._{m_1-m_2} = \sqrt{(W.F._{m_1})^2 + (W.F._{m_2})^2}$$

Veronderstel $_{m_1}$ verteenwoordig die norm, met so'n betreklike klein W.F. dat dit feitlik buite beskouing gelaat kan word, en $_{m_2}$ die aantal punte behaal deur armblankes dan sal die W.F. van $_{m_2}$ volgens Tabel 78 op sigself 'n taamlik betroubare aanduiding gee van die W.F. van die *verskil* tussen die prestasie van armblankes en die norm.

---

* Die W.F.'e van hierdie mediane is bereken na die formule

$$W.F. (Mdn) = \frac{.845 \text{ Sigma}}{\sqrt{N}}$$

**Tabel 78.—Punte behaal deur Armblankes in Rekenkunde en Woordeskat vergelyk met Norms.**

| | Standerds. | | | | | Gem. | Ouderdomme. | | | | | Gem. |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| **A.** *Rekenkunde.* | II | III | IV | V | VI | II-VI | 10 | 11 | 12 | 13 | 14 | 10-14 |
| Getal armblankes getoets | 892 | 981 | 768 | 751 | 512 | 3,904 | 697 | 710 | 768 | 766 | 699 | 3,640 |
| Standaardpunte van armblankes | 23.9 | 29.8 | 33.9 | 39.2 | 43.1 | 32.81 | 24.3 | 28.3 | 32.1 | 35.3 | 37.7 | 31.61 |
| Waarskynlike fout | ±.10 | ±.12 | ±.16 | ±.19 | ±.26 | ±.07 | ±.20 | ±.23 | ±.25 | ±.27 | ±.31 | ±.11 |
| NORMS | **24.5** | **30.2** | **34.6** | **39.4** | **43.6** | **34.31** | **25.7** | **29.9** | **33.7** | **37.3** | **40.2** | **33.67** |
| B. *Woordeskat.* | | | | | | | | | | | | |
| Getal armblankes getoets | 1,014 | 1,070 | 851 | 781 | 479 | 4,195 | 750 | 808 | 815 | 793 | 747 | 3,913 |
| Standaardpunte van armblankes | 23.3 | 27.43 | 32.52 | 36.96 | 41.45 | 30.91 | 22.98 | 26.51 | 29.70 | 33.34 | 36.18 | 29.73 |
| Waarskynlike fout | ±.16 | ±.14 | ±.15 | ±.16 | ±.21 | ±.07 | ±.21 | ±.20 | ±.18 | ±.23 | ±.25 | ±.096 |
| NORMS | **23.81** | **28.89** | **33.53** | **37.72** | **42.16** | **33.01** | **25.23** | **29.60** | **32.09** | **36.43** | **39.50** | **33.09** |
| C. *Rekenkunde en Woordeskat gesamentlik.* | | | | | | | | | | | | |
| Standaardpunte van armblankes | 47.2 | 57.23 | 66.42 | 76.16 | 84.55 | 63.72 | 47.28 | 54.81 | 61.80 | 68.64 | 73.88 | 61.34 |
| NORMS | **48.31** | **59.09** | **68.13** | **77.12** | **85.76** | **67.38** | **50.93** | **59.50** | **66.69** | **73.73** | **79. 7** | **66.76** |

Die gesamentlike punte van die twee toetse word in die laaste twee reëls van die tabel aangegee. Hierdie syfers dui aan die algemene opvoedkundige groei van armblankekinders en word grafies voorgestel deur vorderingslyne in Grafiek 15 op die volgende bladsy. Dit sal opgemerk word dat die armblankegroep volgens standerds ingedeel, nader aan die norms is as in die geval van die indeling volgens ouderdomme. Dit is natuurlik daaraan te wyte dat die standerdgroepe, soos ons reeds vermeld het, baie meer homogeen is as die ouderdomsgroepe. 'n Armblankekind van 16 jaar sit miskien in dieselfde standerd saam met 'n ander kind van 10 jaar. Die twee mag op dieselfde peil wees wat die vereistes van die betrokke standerd betref, en daar sal geen verskil tussen die twee wees nie ingeval 'n toets aan die kinders in dieselfde standerd gegee word. As hierdie twee kinders egter met hul onderskeie leeftydsgroepe vergelyk word, sal die verskil klaarblyklik groot wees.

Op die basis van die voorafgaande gegewens is die armblankekind gemiddeld .4 van 'n jaar agter by die gemiddelde of normale kind in dieselfde standerd. *By 'n vergelyking volgens ouderdomme, is die armblankekind .75 van 'n jaar agter by die normale kind, wat sy opvoedkundige ontwikkeling betref.*

Blykens die grafiek (diagram 15) maak die armblankekind sowel as die normale kind natuurlik vordering van jaar tot jaar, eenvoudig omdat namate hulle ouer word, hulle albei meer dinge leer en hulle onderskeidelik op 14-jarige leeftyd gewoonlik beter doen in 'n toets as wanneer hulle byvoorbeeld 10 jaar oud is. Wat sal die posisie van die armblankekind in vergelyking met die normale kind wees as die ouderdomsfaktor in albei gevalle konstant gehou word? As ons blote ouderdomsgroei uitskakel sal die relatiewe vordering van die armblankekind net so vinnig, vinniger of stadiger as dié van die normale kind wees, afgesien van die feit dat eersgenoemde hom oor die algemeen op 'n laer peil bevind? Ons moet onthou dat die gemiddelde armblankekind ten gevolge van sy agterstand op kulturele, maatskaplike en ekonomiese gebied as gevolg van 'n swak omgewing thuis, alreeds by die begin van sy loopbaan op skool gekortwiek is, terwyl dit nie met die normale kind die geval is nie. Hy ly onder baie *handicaps* en staan om mee te begin op 'n baie laer peil. Nou ontstaan die vraag: Het onderwys relatief 'n enigsins versnellende uitwerking op sy geestesgroei? Is hy ná, sê, vyf jaar skoolgaan relatief nader aan die normale kind as wat hy was toe hy vir die eerste maal op skool gekom het? Kan die onderwys en alle maatreëls bedoel om sy omgewing te verbeter — b.v. inwoning in 'n koshuis, op 'n nedersetting of in 'n stad —

Grafiek 15. — Groei van Skoolprestasie, volgens standerds en ouderdomme.



behoorlik opgeweeg teen vroeëre en teenswoordige *handicaps* sodat die armblankekind relatief sneller sy posisie kan verbeter as die normale kind wat betref dié bekwaamhede wat deur opvoeding en onderrig verbeter kan word?

Om hierdie vrae te beantwoord, het ons bogenoemde punte almaal tot *onderwyskwosiënte* herlei, wat relatief aantoon hoe ná die armblankekind aan die normale (100), of hoe ver hy daarvandaan is.

**Tabel 79. — Die onderwyskwosiënt van armblankes op verskillende ouderdomme.**

| | 10 jr. | 11 jr. | 12 jr. | 13 jr. | 14 jr. | Totale gemid. 10—14 jr. |
|---|---|---|---|---|---|---|
| A. Rekenkunde | 94.55 | 94.65 | 95.25 | 94.64 | 93.78 | 93.88 ± .33 |
| B. Woordeskat | 91.08 | 89.56 | 90.03 | 91.52 | 91.59 | 89.87 ± .32 |
| C. Totaal | 92.83 | 92.12 | 92.67 | 93.10 | 92.70 | 91.88 ± .23 |

As ons net op bostaande totale gemiddeldes let, kom ons in hoofsaak tot die volgende gevolgtrekkings: —

(1) *Die gemiddelde onderwyskwosiënt van die armblanke is 91.88* met 'n W.F. van ± .23 (d.i. in meer as 99 uit 100 gevalle sal dit binne die perke van ± 4 W.F. wees, d.i. tussen 92.80 of 90.96), sê 92.

(2) Die armblanke is nader aan die normale (100 O.-K.) in rekenkunde (as gevolg van *ad hoc* onderrig) as in die geval van woordeskat (wat sowel van die omgewing buite die skool as van die skoolonderwys afhang).

As ons let op die onderwyskwosiënte vir die verskillende ouderdomme sien ons dat daar 'n skommeling is; en dis moeilik om uit 'n oppervlakkige ondersoek op te maak watter betekenis dit het.

Volgens die methode van „kleinste kwadrate" kan ons egter die naaste reguit lyn trek om die *algemene rigting* van hierdie onderwyskwosiënte aan te toon, b.v. of dit styg of daal. Ek is die psychologiese navorser dank verskuldig vir sy hulp in verband met die uitwerking van die volgende regressie-vergelykings (van die bowestaande O.-K'e). Die vergelykings in die geval van die ouderdomsgroep, het ek grafies voorgestel in Grafiek 16.

| | Standerds II — VI | Ouderdomme 10—14 jr. |
|---|---|---|
| Rekenkunde | O = 97.80 + .27y | O = 94.5 — .05y |
| Woordeskat | O = 96.40 + .44y | O = 89.9 + .43y |
| Totaal | O = 97.06 + .41y | O = 92.6 + .08y |

Die eerste syfer aan die regterkant van die vergelyking is die O.-K. waarmee 'n armblankekind in Std. II begin, of, in die geval van ouderdomme, op 10-jarige leeftyd. Die tweede syfer dui aan die toeneming (as dit positief is) of die afneming (as dit negatief is) van die O.-K. (a) per standerd en (b) per jaar.* In die standerds begin die armblankekind nie alleen op 'n hoër peil nie, d.w.s. nader aan die normale, maar hy vorder ook relatief vinniger as in die geval van die ouderdomsgroep. Dit is gedeeltelik toe te skrywe aan die redes hierbo genoem, maar hoofsaaklik aan die eliminasie van dom leerlinge in die hoë standerds; want hulle bereik die ouderdomsgrens vir verpligte skoolbesoek van 16 jaar (of 15 in Natal en op die Witwatersrand) voordat hulle, sê, in standerd IV of V kom, en verlaat dan die skool finaal — sodat net die betreklik slimmer leerlinge in Std. V en VI agterbly. Ons bepaal ons by die gegewens vir die *ouderdomme* omdat hulle 'n juister weerspieëling van die feite gee.

Voordat ons die grafiek bespreek, gee ons eers 'n ander stel feite wat miskien lig sal werp op die kwessie van die vatbaarheid van die armblanke vir onderwys of opleiding. Soos reeds gesê is, het die rekenkundetoets uit twee gedeeltes bestaan nl.: die gedeelte wat mechaniese bekwaamheid in die vier hoofbewerkings vereis en dié gedeelte wat bekwaamheid in die oplossing van

**Tabel 80. — Onderwyskwosiënte van armblankes op mechaniese of probleemwerk vergelyk volgens leeftye.**

| | Ouderdomme 10 jr | 11 jr | 12 jr | 13 jr | 14 jr | Gemid. 10-14 jaar |
|---|---|---|---|---|---|---|
| **Mechaniese werk** | 93.95 | 97.00 | 96.96 | 96.45 | 95.70 | *95.57* |
| **Probleemwerk** | 94.30 | 91.74 | 92.54 | 92.66 | 91.32 | *92.03* |

* B.v. In Rekenkunde begin by by 97.80 O.-K. in Std. II en vorder met .27 O.-K. in elke Std. In Std. III bereik hy 98.07, in Std. IV 98.34, en so voort. Met Woordeskat begin hy op 'n laer punt, 96.40, maar vorder sneller, nl. .44 per standerd.

probleme vereis. Ons gee die uitslae van hierdie twee gedeeltes afsonderlik in terme van O.-K.'e van armblankekinders ouderdom vir ouderdom. Die gemiddelde in die mechaniese deel is 95.57 en in die probleme 92.03. (Sien Tabel 80).

Hiervan kan ons aflei *dat die gemiddelde armblanke baie nader aan die normale of gemiddelde persoon is in dié gedeelte van die toetse wat blote mechaniese bekwaamheid in verband met die eenvoudige rekenkundige bewerkings vereis, as in die oplossing van probleme.* Dit is opmerklik dat dit precies in ooreenstemming is met die feit dat armblankes taamlik onbeholpe is in werk waar hul self moet oordeel of redeneer soos b.v. in die geval van 'n selfstandige boerdery, waar aanpassende verstandsvermoë van hierdie aard so hoogsnoodsaaklik is—maar dat hy glad nie so hopeloos is nie as iemand anders vir hom kan dink, b.v. waar hy onder toesig van iemand moet boer, of in 'n fabriek, waar blote vaardigheid in roetinewerk met 'n masjien nodig is.

Dit staaf die gevolgtrekking in ander dele van die verslag, t.w. dat die armblanke wat nie die hoë mate van aanpassende verstandsvermoë besit wat nodig is om deur middel van boerdery 'n bestaan te vind nie, dikwels op doeltreffende en nuttige wyse gebruik kan word vir die roetinewerk in die nywerhede. Daarby behoort natuurlik ook 'n tradisie vir laasgenoemde type van werk geskep te word.

Alles in aanmerking geneem, word hiermee nog nie te kenne gegee dat daar feitlik geen armblankes is wat net so goed as nie-armblankes sal doen in werk wat 'n sekere mate van leidende of aanpassende verstandsvermoë vereis nie. Een-derde van hulle is inderdaad bo die gemiddelde.

Hiermee is die totale uitslae op hierdie punt behandel.

Ons kom nou by die O.-K. van die verskillende ouderdomme, en die volgende twee, regressie-vergelykings, wat ook grafies voorgestel is in Diagram 16.

| | |
|---|---|
| Onderwyskwosiënte in mechaniese werk | $O = 95.37 + .328\ y.$ |
| Onderwyskwosiënte in probleem-werk | $O = 93.59 - .54\ y.$ |

Van hierdie en van die voorafgaande vergelykings, en van Diagram 16 word die volgende afgelei: —

(1) Daar is skynbaar 'n toename in die onderwyskwosiënte van armblankekinders gedurende die ouderdomme 10-14, wat betref mechaniese rekenkunde bewerkings (waarin hulle naaste aan

V

**Grafiek 16. — Aantonende die styging (of daling) van die Onderwys-kwosiënte van armblankeleerlinge, 10 — 14 jaar.**




die normale kom) en woordeskat (waarin hul laag begin maar bepaald vooruitgang maak). Albei hierdie bekwaamhede hang bepaald af van omgewingsfaktore; eersgenoemde meer in die besonder van die skool, en laasgenoemde van beide huis en skool. Opleiding en *ad hoc* dril in sekere eenvoudige bekwaamhede, en uitwendige invloede van 'n kulturele aard, werk dus blykbaar die relatiewe mate van vordering in die hand, en dit stel die armblanke in staat om sekere van sy oorspronklike tekortkomings te oorkom.

(2) As ons let op die lyn waardeur bekwaamheid in die oplossing van rekenkundige probleme voorgestel word, merk ons

op dat daar 'n daling is. Hier is die oorspronklike *handicaps*, hetsy van erflikheid of van omgewing, blykbaar te groot om deur die onderwys oorkom te word. Daar is ook 'n daling in die geval van die intelligensie-kwosiënt wat deur middel van 'n ligte stippellyn op dieselfde diagram voorgestel word. Hier is die daling nog groter. Dis gebaseer op gegewens in die psycholoog se verslag vir die ouderdomme 120 tot 155 maande, maar die lyn is hier net tentatief vir een jaar verleng tot 14 jaar. Hierdie afwaartse neiging van laasgenoemde twee lyne is opmerklik. Dit skyn aan te dui dat algemene verstandsvermoë (soos deur middel van die Suid-Afrikaanse Verstandstoetse gemeet) en bekwaamheid in die oplossing van rekenkundige probleme nie oorwegend deur die onderwys beïnvloed word nie en waarskynlik meer in die besonder aanduidinge is van natuurlike begaafdheid. Aan die anderkant is die feit dat hierdie daling in probleemwerk- en intelligensiekwosiënte van armblankekinders voorkom, (terwyl die lyn van die Normale of Gemiddelde kind heeltemaal horisontaal loop op die 100-O.-K.-peil), waarskynlik toe te skrywe aan die akkumulerende gevolge van armoede, wat nog voor die geboorte begin en deur die kinderjare heen, ook daardie eerste jare wanneer hy uiters vatbaar is vir indrukke, ja selfs tot op die stadium wanneer hy as jongeling uit die skool gaan voortduur.

Dit is feitelik die konklusie waartoe die Sielkundige Navorser in II bl. 165, kom.

In die lyn bestaande uit punte en strepe, waardeur die gesamentlike uitslae van die meganiese gedeelte en die probleemgedeelte van die rekentoetse aangedui word, is daar slegs 'n geringe daling, en dit kan feitlik as horisontaal beskou word. Dit beteken dat die armblankekind net so vinnig vorder in rekenkunde as die gemiddelde kind, nieteenstaande die *handicaps* van eersgenoemde.

(3) As die uitslae van die rekentoetse en die woordeskattoets saam geneem word, dan het ons die dik dubbele lyn van die grafiek, wat feitlik horisontaal loop. Die opwaartse neiging is so gering dat dit feitlik nie van betekenis is nie. As ons dit neem as 'n aanduiding van die gesamentlike opvoedende invloed van skool, samelewing en huis, dan het ons ten minste die gerusstelling dat die armblankekind, ofskoon op 'n laer peil, relatief net so vinnig vorder as die normale kind.

(4) Ten slotte is daar sekere gevolgtrekkings wat uit die voorafgaande gegewens gemaak kan word. Veronderstel nou dat daar 'n bepaalde relatiewe daling in die algemene verstandsvermoë van die armblankekind is in vergelyking met die I.-K.'e

van normale kinders tussen die ouderdomme van 120 tot 155 maande (wat ongetwyfeld deur die bevinding van die psycholoog bewys word), dan sê dit nog meer vir die werk op onderwysgebied as die relatiewe skoolprestasie van die armblankekinders in dieselfde tydperk gestyg het, (of in elk geval nie gesak het nie). Dit is inderdaad wat ons vind as ons die *prestasie-kwosiënte* (P.-K.'e) van armblankekinders bereken deur hul I.-K.'e vir hierdie ouderdomme in hul O.-K.'e te deel.

Met ander woorde, die styging (of selfs konstantblywing) van die onderwyskwosiënte van die armblankekinders ten spyte van die daling in algemene verstandsvermoë verteenwoordig 'n baie groter poging of verrigting (*leistung*) aan die kant van die armblankekind as wat dit sou gewees het ingeval daar nie so'n daling in die I.-K.'e van die algemene verstandsvermoë was nie. ***Dit wil sê, om te kom waar hy is, vereis van die armblankekind inderdaad 'n groter inspanning en presteer hy werklik meer met die verstandsvermoë waaroor hy beskik, as die normale kind.***

Die prestasie-kwosiënte van die armblankekinders kan grafies voorgestel word op dieselfde wyse soos hierbo. Maar in hierdie geval sal die P.K.-lyne baie steiler opwaarts loop as die O.-K.-lyne. Kortheidshalwe gee ons net die regressie-vergelykings van hierdie lyne om die groei volgens leeftye aan te dui.

Hierdie lyne gaan uit van die veronderstelling dat die I.-K's van armblankes relatief dieselfde val het van 10 tot 14 jaar as tussen 10 tot 13 jaar (155 maande). D.i. ons trek die regressielyn net een jaar verder.

Die toeneming in P.-K. in mechaniese rekenkundige bewerkings, word voorgestel deur die vergelyking $O = 96.56 + 1.94y$; dit beteken dat die P.-K. by 96.56 begin vir die ouderdom 10 jaar en 1.94 punte per jaar hoër word. Vir woordeskat is die vergelyking $O = 90.99 + 1.95y$; dit beteken dat hoewel dit laer begin as in die geval van mechaniese rekenkundige bewerkings, die relatiewe styging per jaar feitelik dieselfde is, t.w. omtrent 1.9 in elke geval.

Die toeneming in die P.-K.'e vir die probleemgedeelte, hoewel nie so steil as enigeen van die ander lyne nie, word voorgestel deur die vergelyking $O = 94.74 + .97y$. Die styging van die totale getal punte in rekenkunde word aangetoon deur $O = 95.65 + 1.52y$ en die rekenkunde- en die woordeskat-P.-K.'e saam, word aangetoon deur die vergelyking $O = 93.72 + 1.88y$. Met ander woorde, die prestasie-groei van die armblankekind as gevolg van opvoeding in en buite die skool, begin by 'n punt 93.72 P.-K. op 10-jarige leeftyd en word 1.88 P.-K.-punte per jaar groter in die tydperk van 10 — 14 jaar.

As 'n mens by die uitwerking van die laaste vergelyking slegs die gegewens gebruik wat empiries vasgestel is aangaande die val van I.-K. tussen 120 en 155 maande, dan kry jy $O = 94 + 1.55y$ wat in die vorm van 'n lyn feitelik dieselfde *rigting* het as die lyn gebaseer op die vergelyking $O = 93.72 + 1.88\ y$.

Hierdie P.-K.'e is natuurlik maar blote verhoudings en kan alleen op 'n relatiewe basis vergelyk word. Hul absolute groottes is nie van veel betekenis nie. Die vernaamste punt in verband met hulle is egter die *algemene rigting* wat hierdie regressie-lyne aantoon.

Ons het op dergelyke manier die P.-K.'e bereken van nie-armblanke- en welgestelde kinders—kinders wie se verstandsvermoë bo die normale is — en ofskoon dit ons te veel uit die pad sal neem om al die uitslae hier aan te gee, kan ons miskien net die vernaamste gevolgtrekking hier noem: In die prestasiekwosiënte van nie-armblankekinders is daar feitlik net so'n definitiewe *daling* as wat daar 'n *styging* in die P.-K.'e van armblankeleerlinge binne hierdie ouderdomsgrense is. Dieselfde verskynsel word opgemerk in die ouderdomsgroepe sowel as in die standerdgroepe.

Word hierdeur nie meer lig gewerp op die nadelige gevolge van die stelsel waarvolgens groot getalle vertraagde leerlinge in ons gewone skoolstanderds gehou word nie (soos reeds in Hoofstuk V vermeld)? As gevolg hiervan is onderwysers verplig om heelwat tyd aan die domste leerlinge te bestee terwyl die slimste leerlinge langsamerhand daaraan gewoond raak om stadiger te werk as waartoe hul algemene verstandsvermoë hul in staat stel? Op dié wyse kom die slimmer kinders dan in die gewoonte om traag te wees—en ons skole werk hierdie onvergeeflike verkwisting van ons waardevolste geestesbronne in die hand.

### (iii) Die Malariavraagstuk.

Die vraag het dikwels ontstaan: In hoeverre is die agteruitgang op ekonomiese gebied in die geval van so'n groot gedeelte van die bevolking in die noordelike Transvaal aan siektes soos malaria en bilharzia toe te skrywe? Die mediese aspek van hierdie vraag word in die rapport van die geneeskundige navorser behandel. Daar is ook die opvoedkundige sy van die algemene vraag wat meer in die besonder in hierdie verslag behandel word, t.w.: In hoeverre is malaria en bilharzia die oorsaak van die lae onderwyspeil (gevind in Hoofstukke III en V) van so'n groot gedeelte van die bevolking in die noordelike Transvaal? 'n Definitiewe antwoord hierop sal miskien ook lig werp op die meer alge-

mene vraagstuk betreffende malaria en agteruitgang op ekonomiese gebied, wat van omvangryke aard is.

Dis 'n moeilike probleem. So baie faktore moet in aanmerking geneem word; want, al sou 'n mens vind dat kinders wat aan malaria ly, agter is by kinders wat nie malaria gehad het nie, wat skoolprestasie betref, volg dit nie noodwendig dat die verskil aan malaria toe te skryf is nie. Eersgenoemde leerlinge kan net so goed swakker presteer as gevolg van swakker erflikheid te wyte aan minderwaardige afkoms, om mee te begin, of as gevolg van 'n swakker omgewing (liggaamlik en kultureel), of ondervoeding e.d.m. 'n Mens kan derhalwe nie met sekerheid sê in hoeverre malaria werklik 'n vername oorsaak of miskien net 'n bykomende oorsaak of effens verswarende toestand was nie.

Die gegewens wat in verband met hierdie opname ingesamel is, sal miskien lig werp op die moeilike vraagstuk en die rigting aanwys waarin 'n oplossing gevind kan word.

Ons het bogenoemde toetse toegepas op die leerlinge in verteenwoordigende dorp- en plaasskole in die noordelike Transvaal* waar 'n groot gedeelte van die kinders baie aan malaria of bilharzia ly.

Vir statistiese doeleindes het ons die kinders wat aan hierdie twee siektes ly as een groep geneem, want, na beweer word, het albei dieselfde uitwerking op die skoolprestasie en verstandsvermoë van die kinders.**

Die getal kinders van die malaria-groep en nie-malariagroep, soos onderskeidelik getoets, word in die tabelle hieronder aangegee.

---

* Die volgende is die groter skole wat getoets is: Delagersdrift, Duiwelskloof, Tzaneen, Roossenekal, Tonteldoos, Pietersburg, Potgietersrust, Marabastad, Louis-Trichardt, Lydenburg, Ohrigstad en 18 klein skooltjies langs die Limpopo-, die Pongola-, Olifants- en die Krokodilrivier en in ander gebiede waar malaria in meerder of mindere mate heers

** As mediese inspekteur van skole het dr. C. L. Leipoldt in sy verslag van 1916 as volg geskryf:

„Kinders wat aan hierdie siekte (bilharzia) ly, is deurgaans onder die normale standaard wat betref vitaliteit, koncentrasievermoë, en sterkte van sodanige koncentrasie, weerstand teen toevallige infeksie deur siekte-aanbrengende organismes (veral die van veldseer) en die vermoë om weerstand te bied aan en om op te maak vir vermoeidheid. 'n Taamlike groot gedeelte van die kinders wat van buiteskole gekom het om speciaal ondersoek te word omdat hul agterlik of vermoedelik swaksinnig of abnormaal was, het net bilharzia gehad. Rooiwater, as 'n siekte op skool, kom ongetwyfeld net ná haakwurm en malaria wat verswakkende uitwerking betref."

Hierdie toetse is in die wintermaande toegepas, wanneer malaria gewoonlik nie so erg is nie. Die kinders was dus nie werklik siek toe hulle getoets is nie. As 'n mens sou probeer het om hulle in die najaar te toets, wanneer malaria gewoonlik op sy ergste heers, dan sou daar betreklik min van die kroniese lyers op skool gewees het en hulle sou nie almaal getoets kon word nie.

Ons het min of meer as volg geredeneer: As malaria vir skoolkinders 'n definitiewe belemmering is as gevolg van sy verswakkende uitwerking op die algemene gesondheid, energie, koncentrasievermoë, ens., afgesien daarvan dat leerlinge in die malariaseisoen dikwels uit die skool is, soms vir lang rukke aaneen, as gevolg van swaar aanvalle van malaria, en gestel dit gebeur jaar ná jaar, dan sou 'n mens natuurlik verwag dat kinders wat aan malaria ly, oor die geheel minder punte in die gestandaardiseerde skooltoetse sou behaal as kinders van dieselfde ouderdom of standerd wat nog nooit malaria gehad het nie. Ons kan derhalwe redelikerwys verwag dat die gevolge van malaria deur die uitslae van ons toetse weerspieël sou word, heeltemaal afgesien daarvan dat die kinders nie werklik siek was toe die toetse toegepas is nie.

Ons het die kinders noukeurig waargeneem toe hulle die verstands- en die skooltoetse gedoen het, en ons kan nie sê dat ons by daardie kinders groter vermoeidheid opgemerk het as by kinders wat in ander dele van die land getoets is nie. Die toetse het sterk koncentrasie vereis en het 'n volle skooldag geduur. Die kinders het nogtans baie belangstelling getoon en was net so verdiep in die werk as die ander kinders. Mens weet natuurlik nie hoe hulle sou reageer het as hul werklik siek was toe die toetse toegepas is nie. Maar feitlik enige vorm van siekte sal trouens 'n kind van koers bring en vir hom 'n belemmering wees.

Liggaamlike swakheid sal natuurlik taamlik gou *liggaamlike* vermoeidheid veroorsaak by enige inspanning. Dit is blykbaar die uitwerking van malaria wanneer 'n mens werklik siek is; maar dis twyfelagtig of malaria, selfs in sy kroniese vorm, regstreeks 'n nadelige invloed het op die werking van die hoër *geestesvermoëns*. Ons het ten minste nie daarin geslaag om enige wetenskaplike bewyse in verband hiermee te vind nie, hetsy gunstig of ongunstig.

In verband met die indeling van kinders in malaria- en niemalaria groepe, het ons eers die verklaring van die kind geneem en in alle gevalle deur die onderwyser laat nagaan; in sommige gevalle is die huise besoek om ouers te ondervra. Ons het na die beste van ons vermoë probeer seker maak dat ons net werklike

gevalle van malaria of bilharzia as sulks indeel. Dit was nie moontlik om die korrelasie tussen ons toetsresultate en die verskillende grade van malaria volgens die miltsyfers, koorssyfers en haemoglobine-berekeninge van die geneeskundige navorser by hierdie ondersoek uit te werk nie. As daar nader op die saak ingegaan kon word, sou 'n mens miskien nog interessante resultate kan verkry. Aangesien dit die voorlegging van ons resultate te ingewikkeld sou maak vir 'n algemene beskouing soos hierdie, het ons die saak daar gelaat.

In sommige van die kleiner skole was kroniese malaria so algemeen dat die hele skool van die lag uitgebars het toe diegene wat nog nie malaria gehad het nie gevra word om hul hande op te steek. Daar was nie een enkele nie, en die vraag is as verspot beskou.

In die volgende tabel word 'n opsomming gegee van die *vernaamste* resultate van die skooltoetse. Hul is in die vorm van Onderwyskwosiënte, gebaseer op die gesamentlike punte wat die verskillende groepe kinders in die mechaniese en die probleemgedeelte van die rekenkundetoetse en in die woordeskattoetse behaal het. Die waarskynlike fout van elke onderwyskwosiënt word in die vorm van plus of minus gegee. Die waarskynlike fout van die verskille tussen enige twee van die gemiddelde onderwyskwosiënte wat hier aangegee word, kan met behulp van die formule op bl. 295 bereken word. Ons het dergelyke resultate vir elkeen van die verskillende toetse afsonderlik uitgewerk. Aangesien hulle almaal min of meer tot een en dieselfde algemene gevolgtrekking lei, en te veel ruimte in beslag sal neem, word hulle nie hier aangegee nie. Ons kan egter net daarvan melding maak dat, ofskoon die nie-malaria-groep ietwat beter as die malaria-groep is in die mechaniese rekenkundige bewerkings (met ekonomiese toestand konstant), hul niks beter as laasgenoemde groep is wat die probleem-gedeelte van die toetse betref nie. Dit staaf tot op sekere hoogte ons bewering hierbo, nl. dat dit twyfelagtig is of malaria op sigself 'n nadelige invloed op die werking van die hoër geestesvermoëns het. Die bietjie wat die nie-malaria-groep beter as die malaria-groep is in mechaniese rekenkundige bewerkings is miskien net aan minder oefening as gevolg van ongereelde skoolbesoek toe te skryf.

In verband met hierdie toetse het ons uitgevind wat die ekonomiese toestand is, asook wat die beroep van die vader is; en kinders wat onder die kategorie kom wat in 'n vorige gedeelte as *armblankes* beskryf is, is as *arm* geklassificeer. Ons het deurgaans probeer om, by vergelyking van die uitwerkings van malaria, die ekonomiese toestand konstant te hou.

**Tabel 81.—Tabel waarin die skoolprestasie van leerlinge wat malarialyers is, vergelyk word met dié van leerlinge wat nie aan malaria ly nie—ingedeel volgens ekonomiese toestand. (Gemiddelde onderwyskwosiënte van kinders 10 tot 14 in koorsstreke in Transvaal).**

| Indeling. | Dorpskole. | | | | | | Buiteskole. | | Alle Skole | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| | Dagskoliere | | Losiesleerlinge | | Totaal | | | | | |
| | Getal proef-pers. | Onderwys-kwosiënte | Getal proef-pers. | Onderwys-kwosiënte | Getal proef-pers. | Onderwys-kwosiënte | Getal proef-pers. | Onderwys-kwosiënte | Getal proef-pers. | Onderwys-kwosiënte |
| *(a) Arm* | | | | | | | | | | |
| (i) met malaria | 285 | 92.9±1.2 | 79 | 101.4±2.3 | 364 | 94.7±1.1 | 335 | 84.2±1.1 | 699 | 89.6±.8 |
| (ii) sonder malaria | 322 | 93.3±1.1 | 65 | 91.2±2.5 | 387 | 92.9±1.0 | 227 | 80.8±1.3 | 614 | 88.4±.8 |
| *(b) Nie-arm* | | | | | | | | | | |
| (i) met malaria | 417 | 99.8±1.0 | 198 | 110.3±1.4 | 615 | 103.2± .8 | 218 | 94.7±1.4 | 833 | 101.0±.7 |
| (ii) sonder malaria | 557 | 100.4±.9 | 135 | 118.8±1.7 | 692 | 103.5± .8 | 221 | 97.9±1.3 | 913 | 102.1±.7 |
| *(c) Totaal* | | | | | | | | | | |
| (i) met malaria | 702 | 96.0±.8 | 277 | 107.9±1.2 | 979 | 99.3± .6 | 553 | 88.4± .9 | 1532 | 90.8±.5 |
| (ii) sonder malaria | 879 | 97.8±.7 | 200 | 108.3±1.4 | 1079 | 99.8± .6 | 448 | 88.6±1.0 | 1527 | 96.5±.5 |
| *(d) Totaal* | | | | | | | | | | |
| (i) Arm | 607 | 93.0±.8 | 144 | 96.8±1.7 | 751 | 93.5± .7 | 561 | 32.9± .8 | 1312 | 89.0±.6 |
| (ii) Nie-arm | 974 | 100.1±.6 | 333 | 112.9±1.1 | 1307 | 102.9± .6 | 439 | 95.6± .9 | 1746 | 101.1±.5 |

Die vernaamste gevolgtrekkings wat uit newensgaande tabel gemaak kan word, is: (1) *dat daar op min of meer dieselfde ekonomiese peil feitlik geen verskil van enige betekenis is tussen die skoolprestasie van die malariagroep en dié van die nie-malariagroep nie*; en (2) *dat daar egter 'n groot verskil is tussen*

*arm kinders en nie-arm kinders, of hulle nou ook al aan malaria ly of nie.* Die groot faktor waaraan die lae skoolprestasie toe te skryf is, is dus nie *malaria* nie maar *armoede*.

Ons kom dus tot op sekere hoogte tot 'n ander gevolgtrekking as dr. C. L. Leipoldt in sy rapport as mediese inspekteur van skole van Transvaal. Sy rapport van 1915 lui o.a. as volg:—

„Twee verskynsels het al te duidelik geblyk uit die besoeke aan skole in malariastreke. Die eerste is die groot mate van vermoeidheid of, beter gesê, die geneigdheid van alle kinders om by die geringste geestesinspanning uitgeput te raak; die ander is die betreklik lae verstandelike peil van kinders wat herhaaldelike aanvalle van malaria gehad het. Wat betref gestadige inspanning, konsentrasie en vermoë om te onthou, staan 'n klas van sulke kinders *onmeetlik ver agter* by 'n klas van kinders van dieselfde ouderdom of met dieselfde bekwaamheid." (Ek kursiveer).

Hoewel daar ook blykens ons resultate 'n aanmerklike verskil is tussen kinders wat aan malaria ly en dié wat nie aan

**Grafiek 17.** — **Om te vergelyk die verskillende uitwerkings van Armoede en Malaria op die onderwysprestasie van alle leerlinge getoets (op Plaas- en Dorpskole) in die Noordelike Transvaal. Die getalle wat aangegee word is die gemiddelde Onderwyskwosiënte van leerlinge 10 — 14 jaar.**



hierdie siekte onderhewig is nie, is die verskil nie, soos dr. Leipoldt te kenne gee, aan die malaria te wyte nie, maar aan die verskille in ekonomiese toestand.

Soos blyk uit *Diagram* 17, is daar feitlik geen verskil van enige betekenis tussen die malaria-groep en die nie-malaria-groep nie *as die ekonomiese toestand konstant gehou word,* d.w.s as die *arm* en *nie-arm* leerlinge se prestasies afsonderlik behandel word. Die geringe verskil in die *arm* groep is trouens ten gunste van die leerlinge wat aan malaria ly. Net die waarskynlike foute is egter genoeg om die verskil* te laat verdwyn. Dieselfde gebeur as die *nie-armes* afsonderlik geneem en in malaria- en in nie-malaria-groepe ingedeel word. In hierdie geval ook is die verskil feitlik van geen betekenis nie. Waar 'n mens net die malarialyers neem en die armes onder hulle met die nie-armes onder hulle vergelyk, is die verskil inderdaad groter (101.0 — 89.6 = 11.4 ± 1.06)—d.i. binne in die malaria-groep op homself — as die verskil tussen alle leerlinge wat aan malaria ly en al dié wat nie aan malaria onderhewig is nie (96.5 — 90.8 = 5.7 ± .7). Die verskil is inderdaad tweemaal so groot. Malaria of nie malaria nie, is die verskil tussen die onderwyskwosiënte van armes en nie-armes onderskeidelik die grootste (101.6 — 89.0 = 12.6 ± .78). Volgens ons gegewens het dr. Leipoldt derhalwe, in die verklaring hierbo aangehaal, die uitwerking van malaria as 'n afsonderlike faktor oorskat.

Armoede, ondervoeding, en alles wat dientengevolge in arm huisgesinne op kulturele gebied ontbreek, is die dinge waardeur hierdie kinders gekortwiek word—en nie malaria nie. Malaria kan die toestand miskien erger maak, maar dis nie die vernaamste faktor nie.

In sy rapport van 1918 lê dr. C. L. Leipoldt seer tereg nadruk op armoede as 'n faktor wat vandag nog 'n groot rol speel in die dele wat ons besoek het:—

„As ons in aanmerking neem dat 'n groot percentasie van ons bevolking in die malariastreke feitlik in pondokke woon, is dit maklik te verstaan hoe uiters moeilik dit sou wees om 'n sukses te maak van hierdie voorsorgmaatreëls'' (d.w.s. beskerming deur middel van muskietnet en muskietdraad). „Ons is inderdaad nie verwonder oor die dinge waaraan kinders in malariagebiede onderhewig is nie, maar inteendeel verbaas dit ons wat hierdie kinders vryspring. Die uiterste armoede wat soms in sulke dele heers, kan alte duidelik aan die ondervoede

---

* In hierdie geval is die verskil 1.2, en die W.F. is ongeveer dieselfde; dit beteken dat die verskil heeltemal onbeduidend is.

kinders gesien word. Alle dele het hul ondervoede kinders, maar nêrens is ondervoeding só nadelig en die potensiële gevolge daarvan droewiger as in die malariastreke nie. Brood en 'n brousel wat koffie genoem word, is die vernaamste voedsel van hierdie kinders; hulle kry selde of ooit vlees of eier vir proteïne. Sommige kinders kom soggends skool-toe ná 'n ontbyt van geelperskes, en hulle kry geen ander voedsel nie totdat hul smiddags laat thuiskom. Is dit 'n wonder dat sulke kinders, as hul aan-




Grafiek 18. — Om te vergelyk die verskillende uitwerkings van Armoede en van Malaria op die Onderwysprestasies van verskillende groepe van leerlinge getoets (op Plaas- en Dorpskole) in die Noordelike Transvaal. Die getalle wat aangegee word is die gemiddelde Onderwyskwosiënte van leerlinge 10 — 14 jaar.

valle van malaria kry, altyd verswak, bloedarm, bot en so uitgeput is dat hul feitlik geen baat by die klasonderrig kan vind nie?....''

Dis waar dat die armes eerder malaria sal kry; maar, selfs al sou hul dit kry, dan maak dit hulle nie soveel erger as wat tot dusver veronderstel is nie. *Armoede is die magtige faktor wat die verskil maak.* Die armblankekinders in sommige dorpe in die Karo, waar daar geen malaria is nie, staan op dieselfde onderwyspeil as armblankes in malariagebiede in Transvaal. Wat hierdie kinders gemeen het, is swak huislike omgewing, ondervoeding en waarskynlik gebrekkige oorerwing.

*Diagram 18* is ook op bowestaande tabel gebaseer, maar hier word meer op die besonderhede ingegaan by die vergelyking van malarialyers met kinders wat nie aan malaria onderhewig is nie, as die ekonomiese toestand vir vier verskillende groepe kinders konstant gehou word.

Die swarter kolomme stel in elke geval die gemiddelde Onderwyskwosiënt voor van kinders wat aan malaria ly, en die wit kolomme dié wat nie aan malaria ly nie. Die swart gebroke lyn deur die middel by die punt 100, stel voor die gemiddelde Onderwyskwosiënt vir alle kinders in die Unie.

Op die volgende punte dien gelet te word:—

(1) Die groot faktor wat die verskil veroorsaak, is die ekonomiese toestand en nie malaria nie—of ons nou dagskoliere afsonderlik neem, plaasskole of kosleerlinge, net soos ons hierbo in die geval van die hele groep leerlinge aangetoon het.

(2) In koshuise bereik die malarialyers hul hoogste prestasies, en ons vind dat die kinders wat aan malaria ly heeltemaal gelyk staan met dié kinders wat nie daaraan onderhewig is nie, op die hoë gemiddelde peil van 'n O.-K. van 108.

In die koshuise is die ondervoedingselement in groot mate uitgeskakel; en dis hier waar die kinders uit *arm* huisgesinne vir die eerste maal die gemiddelde vir die land oortref—en dan is hulle nog malarialyers daarby. Die hoofde van skole en predikante het dit sover gebring dat veelbelowende kinders in distrikte waar malaria baie erg is, óf in die koshuise opgeneem word óf by die hoof inwoon. En daarby moet onthou word dat die prestasie van koshuisleerlinge so hoog is, deels omdat hulle diegene is wat beurse gekry het op grond van die uitslae van die Std. VI-examen en dus in die geval van die hoër ouderdomme (13 en 14 jaar) tot op sekere hoogte 'n groep uitgesoektes is. Daar is egter 'n aantal *laerskoolleerlinge* wat ook aldus in die koshuise opgeneem is; volgens die syfers staan die jong koshuisleerlinge,

ouderdom vir ouderdom, net so veel bokant die ander as die ouer koshuisleerlinge.

Redelikerwys kan ons derhalwe veronderstel dat die beter vordering wat koshuisleerlinge* op skool maak, grootliks aan hul verbeterde omgewingstoestande as sulks toe te skryf is, afgesien van die seleksiefaktor.

Die koshuisleerlinge, hetsy arm of nie-arm, malarialyers of nie-malarialyers, het klaarblyklik 'n groot voorsprong op die dagskoliere. Ofskoon seleksie ongetwyfeld ook hier 'n groot rol speel, is die groot verskil nie uitsluitlik daaraan toe te skryf nie.

(3) Die kleinste verskil tussen *armes* en *nie-armes* word in die plaas- of buiteskool aangetref, waar die bevolking meer homogeen is en die verskil wat verstandsvermoë betref, nie so groot as in die dorpe of stede nie.

Een ding is egter seker, en dit is dat die armes diegene is wat die meeste moet verduur, of malaria nou ook al oor die geheel 'n baie nadelige uitwerking het of nie. Hulle is helaas ook diegene wat die moeilikste geleer kan word om die siekte te bestry, weens hul lae gemiddelde vermoë om te leer en om uit die onderrig voordeel te trek.

**B. Op Armblanke-nedersettings.**

Die kerk, sowel as die staat, het verskeie male talle armblankes bymekaargemaak en hulle onder toesig laat werk met die doel om hul uiteindelik uit hul toestand op te hef. Die Nederduits-Gereformeerde Kerk het in hierdie opsig baanbrekerswerk gedoen toe dit in 1898 te Kakamas 'n landbou-arbeidskolonie langs die Grootrivier gestig het. 'n Hele ruk later het die Staat gevolg deur nedersettings in verband met besproeiïngskemas en

---

* In sy *Speciale memorandum oor skole in malaria-gebiede (1920)* rapporteer dr. Leipoldt as volg in verband met hoërskoolleerlinge:

„Die bewys vir die argument dat hierdie kinders — selfs dié wie se ouers kroniese malarialyers is — nie swaksinnig, in die gewone betekenis van die woord is nie, lê daarin dat byna alle laeveldse kinders wat na die hoërskole gekom het, na die koshuise waar hul behoorlike huislike geriewe, en ontspanning in die vorm van sport gehad het, en, indien nodig, behandeling met versterkende middels om hul kragte op te bou, baie goed geslaag het, en heeltemaal opgewasse was teen hul gelukkiger skoolmaats van die hoëveld. Ons lê nadruk op hierdie punte; want die percentasie malarialyers wat laer presteer op skool as wat gewoonlik van kinders op hulle leeftyd verwag word is ontsettend groot; en dit sou verkeerd wees om hiervan af te lei dat al sulke kinders noodwendig swaksinnig is."

in verband met die lande-, arbeids- en bosboudepartemente te stig.

Die voorwaardes waarop die mense tot hierdie nedersettings toegelaat word, die werk wat hul doen en die algemene welslae of mislukking van hierdie ondernemings is volledig in die rapporte van die ander navorsers bespreek (kyk b.v. Deel II, Hoofstuk X).

*Van ons standpunt gesien is twee van die vernaamste criteria waarvolgens so 'n onderneming beoordeel moet word, die mate waarin die kinders van hierdie nedersetters* (i) *'n beter opvoeding ontvang, en* (ii) *beter aan die gang gehelp word in die lewe as wanneer hul ouers nie in hierdie nedersettings opgeneem was nie.*

Die volgende is sommige van die statistiese uitslae wat ons verkry het deur die skoolkinders op hierdie nedersettings te toets. Die uitslae is tot sekere mate 'n objektiewe aanduiding van die opvoedkundige en die kulturele peil van hierdie kinders.

**Tabel 82. — Onderwyskwosiënte van kinders op armblanke-nedersettings.**

| *A. Nedersettings onder die Nederd.-Geref. Kerk.* | Getal Proefpersone | Onderwyskwosiënte van kinders 10—14 jaar | Waarskynlike fout. |
|---|---|---|---|
| 1. Kakamas (hoërskool) | 256 | *109.7* | ± 1.25 |
| 2. Vier ander laer skole op die Kakamas-nedersetting | 213 | *99.3* | ± 1.37 |
| 3. Totale getal te Kakamas-nedersetting | 469 | *104.6* | ± 0.92 |
| 4. Ohrigstad en Delagersdrift | 235 | *98.3* | ± 1.30 |
| 5. Olifantshoek (naby George) | 92 | *101.1* | ± 2.08 |
| Totaal onder N. G. Kerk | 796 | *102.3* | ± 0.71 |
| *B. Nedersettings onder die Staat* | | | |
| 1. Bosbou (Kaapprov. en Natal) | 290 | *91.7* | ± 1.17 |
| 2. Besproeiing en Landbou | 510 | *90.3* | ± 0.88 |
| Totaal onder die Staat | 800 | *90.8* | ± 0.64 |
| TOTAAL onder Kerk en Staat | 1,596 | *96.5* | ± 0.48 |

Gevolgtrekkings uit bostaande tabel: —

1. Die vernaamste feit wat uit hierdie tabel blyk, is dat die gemiddelde van die Onderwyskwosiënt van kinders op neder-

settings onder die kerk baie hoër is as dié van kinders op die nedersettings onder die staat. Terwyl eersgenoemde op 102.3 staan, heelwat bokant die gemiddelde van die land in sy geheel (100), is laasgenoemde 90.8 d.i. nog laer as dié van armblankes oor die algemeen—en feitlik gelyk met die armblankes op die diamantdelwerye (89.7).

Die volgende is sommige van die waarskynlike redes vir hierdie verskil:—

(a) Oor die algemeen is die nedersettings van die kerk ouer en is die bevolking van 'n meer blywende aard. Die kinders op die staatsnedersettings ly daaronder dat hier 'n vlottende bevolking aangetref word; die meeste van hulle het in die afgelope paar jaar ingekom nadat hulle baie rondgetrek het.

(b) Die nedersetters te Kakamas is oor die geheel 'n beter groep. Die swakkes kon nie aan die vereistes alhier voldoen nie en is mettertyd geëlimineer.

(c) In die geval van die nedersettings van die kerk is die toesig strenger, eweas die morele en godsdienstige beperkings. In so'n atmosfeer is die kinders waarskynlik vlytiger.

2. Wat die nedersettings onder staatstoesig betref, is die verskil tussen bosbounedersettings, soos dié te Weza (Natal) en Bergplaas (naby George) en landbounedersettings soos dié onder die Departement van Lande en van Arbeid te Hartebeestpoortdam, so klein dat dit, die waarskynlike fout in aanmerking genome, nie van enige betekenis nie. Wat egter heel belangryk is, is dat hul gemiddeldes albei so laag is; en, wat hul onderwyskwosiënte betref, is die kinders hier dus blykbaar niks beter as armblankekinders oor die algemeen nie.

3. Wat die nedersettings van die kerk betref: Die feit dat daar te Kakamas aan die primaire standerds ook sekundaire standerds verbonde is, sal dit hoogswaarskynlik 'n voorsprong gee op die gewone laer skole, te wyte aan die seleksie wat al onder kinders van 14-jarige leeftyd werksaam is. Die feit dat die Kakamas-nedersetting in sy geheel soveel hoër staan as ander nedersettings, veral die staatsnedersettings, kan egter nie net aan daardie faktor toegeskryf word nie. Dit blyk duidelik uit die volgende tabel waar ons die nedersettings *ouderdom vir ouderdom* vergelyk. Die peil van die laer skole alleen op die Kakamas-nedersetting is al hoog genoeg om 'n wesenlike verskil ten gunste van die kerknedersetting aan te teken.

Meer as twee-derdes van die kinders te Ohrigstad en Delagersdrift het aan malaria gely, nogtans staan hulle, met uitsondering van die 14-jariges, op gelyke voet met die ander nedersettings. Die malariavraagstuk is hierbo breedvoerig bespreek.

**Tabel 83. — Totaal van standaardpunte in rekenkunde- en woordeskattoetse gesamentlik op nedersettings en delwerye.**

| Ouderdom | Norm. | Kakamas Hoërskool | 4. Laër Skole te Kakamas | Ohrigstad en Delagersdrift | Olifantshoek | Bosbou-Nederset'gs | Landbou-Nederset'gs | Delwerye |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| 10 jaar | *50.9* | 52.1 | 50.1 | 53.5 | 50.3 | 45.7 | 45.1 | 44.6 |
| 11 „ | *59.5* | 62.9 | 66.1 | 64.5 | 62.3 | 56.4 | 54.4 | 51.1 |
| 12 „ | *66.7* | 77.4 | 72.1 | 65.2 | 71.5 | 64.1 | 63.2 | 58.6 |
| 13 „ | *73.7* | 78.4 | 78.3 | 72.3 | 78.6 | 72.9 | 64.9 | 66.9 |
| 14 „ | *79.7* | 89.7 | 80.0 | 68.4 | 82.7 | 80.7 | 73.3 | 68.9 |
| Gem. 10-14 jaar | *66.8* | 73.2 | 66.3 | 65.6 | 67.5 | 61.2 | 60.3 | 59.9 |

Die nedersetters te Olifantshoek is meestal armblankes van die George-Knysna-type, gewese boswerkers, ens., wat op klein stukkies grond boer onder toesig van die kerk.

Hierdie tabel is veral interessant as ons by 'n studie van types van skole die norm vergelyk soos dit van jaar tot jaar op die verskillende leeftydsgrense groter word.

Blykens ander gegewens wat ons het, is dit duidelik dat die prestasie in die woordeskattoetse in die geval van kinders op die staatsnedersettings baie laer is as dié van kinders op die kerknedersettings, en selfs laer as hul eie prestasie in die rekenkundetoetse; dit is 'n bewys dat die algemene kulturele omgewing baie swak is—veral in die huisgesinne van eersgenoemde—waar daar geen boeke is nie. Die kerk- en Sondagskooldienste, wat gereeld bygewoon moet word op die kerknedersettings, sal ook die uitbreiding van die woordeskat in die hand werk.

Die naaste reguit lyn vir die onderwyskwosiënte van alle kinders op nedersettings, op die basis van die verskillende ouderdomme, sal feitlik horisontaal wees. Die *relatiewe mate* van vordering van armblanke-kinders op die nedersettings is niks groter as dié van armblankekinders oor die algemeen nie. Dit mag kleiner wees.

Afgesien van die toetsresultate het ons ook uitgevind dat die percentasie van leerlinge wat druip en die percentasie vertraagde leerlinge op die nedersettings in elke geval omtrent een-en-'n-half maal so groot is as dié vir die land in sy geheel.

Die bowegenoemde feite sal ons in staat stel om tot 'n w

gevolgtrekking te kom aangaande die peil van onderwys wat bereik is. Ons kom nou by die tweede van die criteria waarna hierbo verwys is, t.w. *help die nedersettings die kinders beter aan die gang in die lewe?* By die toepassing van hierdie maatstaf sal ons ons net tot twee aangeleënthede bepaal, nl. (i) *Beroepsleiding,* en (ii) *Beroepsonderwys.*

Volgens ons mening is hierdie criterium van die allergrootste belang. Dit sal vrugteloos wees om eenvoudig 'n aantal volwassenes op 'n nedersetting te vergader net om hulle 'n kans te gee om 'n bestaan te vind en hulself voort te plant, sonder definitiewe voorsiening vir die toekoms van hul kinders. In plaas van opheffing of rehabilitasie sal dit maar slegs tydelike verligting verskaf. 'n Man kom met sy gesin op 'n stukkie grond op een of ander nedersetting te lande. Gewoonlik is daar sewe of agt kinders in so'n gesin. Sommige van hulle het alreeds die rypere jeugstadium bereik. Hulle gaan skool-toe, ja, maar in meeste gevalle slegs na 'n laer skool. (Die hoofnedersettings te Kakamas en Delagersdrift is die enigste nedersettings waar daar skole met middelbare afdelings is.) Negentig percent van die kinders gaan in elk geval uit die skool as hulle Std. VI deurgekom het. Wat word dan van hulle? Die seuns help miskien hul vader met die boerderytjie, maar hulle kan tog nie ook op die stukkie grond bly nie? Die grond is net groot genoeg vir een gesin. Op die meeste van die nedersettings is daar geen grond meer beskikbaar nie. Waarheen moet die seuns gaan? Daar is dikwels ander besproeiings- of konstruksiewerke aan die gang, waar jong mans van 18-20 jaar as gewone dagloners werk kry teen 5/- tot 6/- per dag. As hul getroud is, kry hul omtrent 6d. per dag meer. Hierdie loon word van tyd tot tyd verander. Vir die jong man is dit dus 'n dryfveer om te trou.* Wat is die posisie in die geval van die meisies? Meisies kan natuurlik hul moeder met die huiswerk help. As daar 'n paar meisies in dieselfde huis is, neem huiswerk nie al hul tyd in beslag nie. Namate die meisie die vroulike staat bereik, het sy 'n sterk begeerte om mooi aan te trek, om sykouse en ander klein goedjies te koop om haarself aantreklik te maak. Dis heeltemaal natuurlik. Sy val haar vader gedurig lastig om hierdie goedjies. Hy verdien te min om dit te gee. Wrywing en ontevredenheid ontstaan in die huis, en die meisie begin na onafhanklikheid te verlang. Die enigste manier waarop sy daardie onafhanklikheid kan verkry,

* Hierdie dryfveer word verswak deur 'n onlangse verandering van beleid van die Arbeidsdepartement deur die mans net stukwerk te laat doen, of, as hul dagloners is, geen verskil tussen die loon van getroudes en dié van ongetroudes te maak nie.

is deur te trou. As gevolg van hierdie ekonomiese motief wat meewerk met die natuurlike aantrekkingskrag wat die een geslag vir die ander op hierdie leeftyd het, trou die seuns en meisies as hul nog betreklik jonk is.

Onderwyl ek op een van die staatsnedersettings was, het hulle eenmaal aan my meegedeel dat daar dié môre vyf jong pare voor die magistraat getrou het. Nie een van die meisies was ouer as 17 en nie een van die mans ouer as 20 nie. Hul ouers het nie tussenbei gekom nie. Gewoonlik voel die moeder dat sy haar plig teenoor haar dogter gedoen het sodra die meisie die dag veilig getroud is.

Wat is die netto-resultaat? 'n Paar met moed en durf en 'n verstandsvermoë bo die gemiddelde voel naderhand vaste grond. Die meeste van hulle is egter omtrent net so hopeloos soos twee mense in 'n roeibootjie op 'n vreemde oceaan. Die gemeenskap is homogeen. Hier is vir hulle nie 'n verskeidenheid van beroepe om te volg nie. Hulle is almaal in dieselfde posisie. Hulle kan tog nie 'n bestaan vind deur die een die ander se wasgoed aan te neem nie. Met vyf shilling en sespennies per dag (soms minder) begin hulle hul getroude lewe. Ná 'n rukkie kom die kinders, en ons het weer 'n herhaling van dieselfde geskiedenis. Die hele ding is 'n vicieuse cirkel. Ek wens dat ek hier ruimte gehad het om die uitdrukkings van daardie jongmense nadat hulle nou tot ontnugtering gekom het, weer te gee—hulle het al vier of vyf jaar lank hierdie „nuwe" lewe as lede van 'n onekonomiese en ongelukkige deelgenootskap gelei en is nou „sat daarvan"—„As ons maar net geweet het!..." „As ons maar net eers gedink het!..." „Hoe aangenaam om my eie huis te hê en onafhanklik te wees, ba!" Hulle kan miskien nog met vyf of ses shillings per dag uitkom as daar net *twee* is, maar in die geval van vyf of ses beteken dit bittere armoede.

Op die kerknedersettings, waar kerklike en nedersettingstoesig tot in die huishoudings dring, is sake nie so erg nie. Die feit dat daar 'n groot *sociale* liggaam soos die kerk is, met 'n breë werkkring op onderwysgebied, het tot op sekere hoogte verhoed dat groot getalle van die jongmense deur hierdie nemesis oorval word. So baie hang tewens af van die persoonlike belangstelling van die hoof van die skool of die predikant in elke individuele kind wanneer hy naby die end van sy skoolloopbaan kom. Ons het gegewens van al hierdie skole wat getoets is, en van baie ander verkry om uit te vind wat van die kinders word wanneer hulle uit die skool gaan. Hier steek Kakamas ook baie gunstig af by al die ander nedersettings. Die enigste type van beroepsonderwys daar was egter dié wat in die gewone hoër skool

verskaf word, en die besgeslaagde produkte daarvan was meestal klerke of onderwysers.* Beroepsleiding, hoewel eintlik nie as sulks bedoel nie, was derhalwe van 'n baie eensydige aard. In die afgelope paar jaar word daar, dank sy die ondernemingsgees van die hoof, in die gewone skool baie aan praktiese landbou en huishoudkunde gedoen. Op die staatsnedersettings is die toestand, wat beroepsleiding en beroepsonderwys betref, baie onbevredigend, ten spyte van die goeie werk wat deur sommige van die welvaartbeambtes en die onderwysers gedoen word. Dis grootliks 'n saak van propaganda en persoonlike werk, waardeur 'n gesonde publieke opinie met betrekking tot hierdie aangeleenthede kan geskep word. Baie van hierdie ouers is baie koppig en kortsigtig. Hulle weier eenvoudig om hul kinders, wat al hul jare van jongelingskap ingaan, toe te laat om die huis te verlaat: „My kind sal doodgaan as hy/sy weggaan"—word vandag nog gesê net soos 40 jaar gelede toe inspekteur Haldane Murray met armblankes oor dieselfde saak gepraat het. (Sien bl. 50 hierbo). Hulle erken net een rede waarom 'n dogter, ten minste, toestemming mag kry om die huis te verlaat, en dit is as sy wil gaan trou. Hulle besef blykbaar nie dat die moontlikheid dat hul kind 'n geestelike dood sterf, juis omdat hy/sy nooit sy/haar innerlike wese vind nie, in hierdie geval oneindig groter is as wanneer hul die kind na een of ander ambag- of huishoudskool sou stuur.

Kort nadat die nedersetting te Hartebeestpoortdam gestig is, het die Unie-departement van Onderwys daarnaby 'n huishoudskool vir meisies en 'n landbouskool vir seuns opgerig—die hoofdoel hiermee was om in die behoeftes van die seuns en meisies van die nedersetting te voorsien. Die resultate was uiters teleurstellend in hierdie opsig. Vandag kom nouliks 10% van die studente van daardie twee skole van die nedersettings af. Die res kom uit alle dele van Transvaal. Baie van hulle is uit welgestelde huisgesinne. Hierdie mense besef baie beter as die armes hoe noodsaaklik dit vir 'n meisie is om te weet hoe om 'n huis goed te bestuur, en vir die seuns om op 'n moderne manier te kan boer. In die geval van die seuns is daar miskien 'n exkuus. Hulle het geen grond van hul eie waarop hul kan gaan boer nie, en in die onmiddellike nabyheid (want dit is sover as wat hul kyk) is daar maar min vooruitsig op 'n bestaanbare inkomste as hul op iemand anders se plaas sou gaan werk, en hulle maak dus nie van die landbouskool gebruik nie. Vir die meisies is daar geen exkuus nie; want, al sou 'n meisie haar nie

* Vgl. Albertyn, V. bl. 113.

vir huisdiens verhuur nie, sal sy tog in die gewone loop van sake eendag 'n moeder word en dan haar eie huis moet bestuur. Die ouers voer natuurlik altyd as rede aan dat hulle die kinders by die huis nodig het om te werk. Hoewel dit goed is vir die kind om met die werk in die huis of op die plaas te help, moet dit nie toegelaat word dat oorwegings van hierdie aard die kanse van die kinders om onderwys te geniet en nuttige burgers te word, belemmer nie.

Die vernaamste punt waarop ons kritiek uitoefen, is die volgende: Op die nedersettings is daar geen definitiewe stelsel of organisasie om aantekening te hou van elke kind bo (sê) 12 jaar, en waarvolgens daar in oorleg met die onderwysers en die ouers noukeurig planne gemaak word vir die toekoms van die seun of meisie sodra hul die grens van verpligte onderwys bereik nie. Soos reeds gesê is, kan daar deur die publieke opinie daarna te vorm en deur oortuiging veel uitgerig word; maar daar is gevalle waar dit b.v. geregverdig sou wees om dwang in hierdie opsig uit te oefen.* Van elke kind moet behoorlik rekenskap gegee word. Die beste pogings moet aangewend word om hom of haar te help om een of ander bevredigende loopbaan te kies. Dan, en dan alleen, sal *ware* rehabilitasie deur middel van die nedersettings en die onderwysstelsel aldaar bewerkstellig kan word. Tensy 'n maatreël in hierdie gees aangewend word, is die nedersettings (sommige meer as ander) eenvoudig 'n manier waarop die voortplanting van armblankedom bestendig word; want die wortel van die kwaad is nog daar. Ons het bewyse dat nedersettersafstammelinge, wat vandag mans met huisgesinne van hul eie is, as 't ware die Staat smeek om hulle tot die nedersettings toe te laat—net soos hul vaders 10 jaar, en minder, gelede toegelaat is. Elke nedersettings-skema behoort aangevul te word deur 'n behoorlike stelsel van beroepsleiding (waarmee in die

---

* Op aandrang van die Welvaartafdeling van die Departement van Arbeid is daar onlangs pogings aangewend om ouers op die staats-bosbounedersettings te verplig om hul kinders na een of ander ambag- of huishoudskool te stuur nadat hul Std. VI deur is. Vandag is daar al omtrent 100 sulke kinders weggestuur. Daar is baie moeilikhede in verband hiermee. Ouers het byv. al gesê: „Ek gaan nie my kind wegstuur om potte en panne te skuur nie." Ons moet ook in aanmerking neem dat omdat hierdie mense stemgeregtig is, die hande van die owerhede dikwels gebonde is; want, as dwang van enige aard uitgeoefen word, verbeel hierdie mense hulle dat hul „verdruk" word, en hul laat dan ook gou hul „stem" hoor. Hierdie maatreël is nie van toepassing op die mense op die landbounedersettings onder die Departement van Lande en Landbou nie.

laer skool 'n aanvang gemaak moet word) en van beroeps-onderwys. Dit behoort trouens 'n essensiële deel van ons nedersettingsbeleid uit te maak.

**C. Stelsel van Koshuise vir Behoeftige Leerlinge in die Kaapprovincie.**

Die stelsel van koshuise vir behoeftige kinders in die Kaapprovincie is op sigself ongetwyfeld die grootste poging wat aangewend is om die armblankekind regstreeks deur middel van opvoeding op te hef. Op die Kongres insake die armblankevraagstuk in 1916 te Cradock gehou, is daar veral nadruk gelê op die feit dat duisende blanke kinders van skoolgaande leeftyd sonder enige onderwys hoegenaamd grootword. Besluite is geneem dat daar meer koshuise opgerig moet word sodat geen kind as gevolg van armoede van die voorregte van 'n behoorlike opvoeding verstoke sal wees nie.

In die loop van die volgende jaar het sir Frederick de Waal, Administrateur van die Kaapprovincie, deur middel van Ordonnansie No. 11 van 1917 'n koshuisstelsel ingevoer ingevolge waarvan Kerk en Staat sou saamwerk met die doel om die kinders van behoeftige ouers wat op afgeleë plase woon, in staat te stel om 'n behoorlike laer skoolopvoeding te geniet. Die Kerk (of ander plaaslike liggaam) sou vir die gebou en uitrustnig voorsiening maak, terwyl die Staat subsidies van omtrent £20 toegestaan het vir elke leerling binne die grense van verpligte onderwys, wat in hierdie koshuise opgeneem word. Die Nederd.-Geref. Kerk, met wie se hulp ongeveer 95% van hierdie koshuise opgerig is, het tot dusver vir meer as 'n kwartmiljoen pond ingestaan vir die nodige geboue en uitrusting. Daar is 180 sulke koshuise, waarin daar tans meer as 8,000 leerlinge gehuisves is teen 'n jaarlikse koste vir die Staat van omtrent £140,000.

Net kinders wat buite 'n omtrek van drie myl van die naaste skool woon, mag in die koshuis opgeneem word. Die enigste alternatief sou wees die stigting van talryke klein plaasskooltjies; die uitgawe sou groter gewees het, en selfs dan sou dit waarskynlik milder doeltreffend as die koshuistelsel wees. Vir 'n Onderwysdepartement wat gedurig op 'n stelsel van centralisasie van die plattelandse onderwys aangedring het, was dit dan ook die enigste alternatief van uitvoerbare aard; en daar dit ook op plaaslike (meestal dié van die N.G. Kerk) ondernemingsgees en financiële steun gebaseer is, was dit meer ekonomies as wat 'n onderneming alleen van staatsweë sou gewees het. Enige kritiek wat ons op die praktiese uitwerking van die koshuisstelsel mag uitoefen, is dus hoegenaamd nie bedoel om die waarde van die *idee* wat aan die skema ten grondslag lê, te verklein nie. Die

**Tabel 84.**—Gebiede in Kaapprovincie, volgens sekere ekonomiese en geografiese toestande gerangskik om korrelasie tussen genoemde toestande en die bestaande voorsiening vir koshuise vir behoeftige leerlinge aan te toon.

| Gebiede | A<br>% van alle leerlinge wat in koshuise vir behoeftiges is | | B<br>Belasbare Inkomste per hoof (blanke) | | C<br>Inkomste per vierkant myl | | D<br>Digtheid van Bevolking | | E<br>% Leerlinge op middelbare skool | | F<br>% Sub-normaal | | G<br>Mediaan Ouderdom waarop skoolbesoek begin | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| | | Rang | | Rang | | Rang | | Rang | | Rang | | Rang | | Rang |
| 1. Westelike Provincie | 1.19 | (10) | £40.6 | (1) | £864.3 | (1) | 21.3 | (1) | 15.1 | (1) | 5.2 | (9) | 7.07 | (10) |
| 2. Kaapse Kusstreek (Suid) | 2.68 | (9) | 8.4 | (8) | 50.5 | (5) | 6.0 | (3) | 8.2 | (9) | 14.9 | (2) | 7.27 | (8) |
| 3. Oudtshoorn, ens. | 3.26 | (8) | 7.5 | (10) | 43.8 | (6) | 5.9 | (4) | 10.9 | (5) | – | | 7.19 | (9) |
| 4. Prins Albert, ens. | 15.24 | (3) | 7.6 | (9) | 11.5 | (8) | 1.5 | (7) | 9.9 | (8) | 13.5 | (5) | 7.35 | (5) |
| 5. Centraal-Karo | 11.68 | (5) | 24.6 | (5) | 30.2 | (7) | 1.2 | (8) | 13.0 | (2) | 12.2 | (6) | 7.42 | (4) |
| 6. N. W. Karo | 14.79 | (4) | 9.5 | (7) | 5.9 | (9) | 0.6 | (10) | 10.1 | (7) | 14.5 | (3) | 7.90 | (1) |
| 7. Kalaharie | 26.87 | (2) | 10.3 | (6) | 4.9 | (10) | 0.5 | (11) | 7.3 | (10) | 14.3 | (4) | 7.68 | (3) |
| 8. Grikwaland Wes | 7.35 | (6) | 28.4 | (3) | 90.9 | (3) | 3.2 | (6) | 10.2 | (6) | 10.3 | (7) | 7.31 | (7) |
| 9. Oostelike binneland | 6.12 | (7) | 25.4 | (4) | 83.3 | (4) | 3.3 | (5) | 11.8 | (3) | 10.1 | (8) | 7.33 | (6) |
| 10. Oostelike Kusstreek | 0.63 | (11) | 37.5 | (2) | 480.2 | (2) | 12.8 | (2) | 11.4 | (4) | 4.8 | (10) | 6.89 | (11) |
| 11. Namakwaland, ens. | 29.29 | (1) | 4.7 | (11) | 3.4 | (11) | 0.7 | (9) | 5.8 | (11) | 18.4 | (1) | 7.69 | (2) |

KORRELASIE KOËFFICIËNTE.

| | A | B | C | D | E | F | G |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| A. % Leerlinge in koshuise vir behoeftiges | – | -.54 ± .15 | -.91 ± .03 | -.94 ± .02 | -.66 ± .12 | .73 ± .09 | .92 ± .03 |
| B. Inkomste per hoof | | | | | .72 ± .09 | -.91 ± .03 | -.50 ± .15 |
| G. Mediaan ouderdom waarop skoolbesoek begin | .92 ± .03 | -.50 ± .15 | -.88 ± .05 | -.95 ± .02 | -.55 ± .15 | .72 ± .09 | |

grondbeginsel is ongetwyfeld goed, nl. om aan elke kind die geleentheid vir 'n behoorlike opvoeding te besorg, afgesien van sy toevallige geboorteplek en ekonomiese status.

Die bostaande tabel is opgestel met die doel om deur middel van die korrelasie tussen die verskillende faktore aan te toon in hoeverre die stelsel van koshuise vir behoeftige leerlinge aanpas by die algemene ekonomiese, geografiese en onderwystoestande in die Kaapprovincie. Die gebiede is dieselfde as wat op die kaart afgebaken is — bl. 207 in Hoofstuk V.

Kolom A in bowestaande tabel gee die percentasie van die totale skoolbevolking van daardie gebied wat in koshuise vir behoeftiges is. Die syfers tussen hakies dui aan die rangorde volgens grootte waarin daardie gebiede kom; die een met die grootste percentasie word eerste geplaas. Ons merk hierin op dat Namakwaland, die Noordwestelike Kaapprovincie, en die Kalaharie die hoogste staan; meer as 'n kwart van die skoolbevolking van daardie dele is aldus in koshuise vir behoeftige leerlinge opgeneem. Die methode waarvolgens die syfers in die ander kolomme verkry is, is in Hoofstuk V, bl. 211 beskryf.

Die korrelasie-koëfficiënte, wat onderaan die bladsy gegee word, is uiters interessant. (Sien Hoofstuk V, bl. 215 vir die betekenis van korrelasie en vir die methode waarvolgens dit bereken word.) Die negatiewe korrelasie (—.54) van kolom A (d.i. % behoeftige kosleerlinge) met inkomste per hoof, is groot genoeg om van betekenis te wees; maar die baie hoë korrelasie-koëfficiënte van A met C, D en G is werklik van groot betekenis, want hieruit blyk duidelik dat die koshuisstelsel ingevoer is in daardie gebiede wat baie dun bevolk is en waar die mense baie arm is en die kinders al taamlik oud is wanneer hulle begin skoolgaan. Die hoë positiewe korrelasie (.73 ± .09) met F (% subnormale kinders, d.w.s. kinders onderkant die intelligensiepeil wat vir die voltooiing van die laerskoolkursus vereis word) dui aan dat die algemene verstandelike peil van die dele vanwaar die koshuisleerlinge kom, onderkant die gemiddelde is. Hiermee word egter nie bedoel dat al die kinders of baie van die kosleerlinge subnormaal is nie. Inteendeel, soos ons toetsresultate aandui, al is die gemiddelde van die hele koshuisgroep laer as die gemiddelde of normale verstandsvermoë in die geval van die land in sy geheel, is daar tog onder hulle baie kinders met goeie verstandsvermoë.

Die korrelasies van G (mediaan-ouderdom waarop kinders begin skoolgaan) met al die ander faktore, staaf ons gevolgtrekking in Hoofstuk V, nl. die betreklik geringe invloed wat laat-begin-skoolgaan op die skoolprestasie het. Die korrelasie van G

**Behoeftige Koshuiskinders in die Kalaharie. Hoe hulle vir 'n doeltreffende lewe op die plaas voorberei word.**



Spaarsin word prakties beoefen. Hulle wys hulle Spaarbankboekies.



Hier plant hulle ouman soutbos — 'n gewas bestand teen droogte en dus van grootste waarde vir die veeboer in die semi-woestyn streke.

Behoeftige Koshuiskinders in die Kalaharie. Hoe hulle vir 'n doeltreffende lewe op die plaas voorberei word.



Die ingee van beenmeel om Gallamsiekte onder die vee te voorkom.



Teniquoit as een van die aangenaamste vorms van ontspanning.

is die hoogste (—.95 ± .02) met D (Digtheid van bevolking). Nogtans is dit baie hoog met C (Inkomste per vierkante myl) en ook met F (% subnormaliteit), en dit dui aan dat laat-begin-skoolgaan meer 'n begeleidende symptoom as 'n hoofoorsaak van lae skoolprestasie is. Die eintlike hoofoorsaak is blykbaar die feit dat mense wat arm is, en mense met min verstand gewoonlik aangetrek word tot dié dele waar daar baie remmende faktore is wat die verstandelike ontwikkeling en materiële vooruitgang in die weg staan. Enige inherente verstandelike en liggaamlike swakhede wat sulke mense miskien het, word dan deur hierdie remmende faktore vererger.

Dit sal ons egter te ver uit die pad neem as ons nog op die ander interessante implikasies van hierdie korrelasies sou ingaan.

Die vernaamste saak waarop ons eintlik die aandag wil vestig, is dat hierdie stelsel van koshuise vir behoeftige kinders in 'n ernstige behoefte voorsien, in sover hul 'n opvoeding verskaf vir kinders hoofsaaklik in daardie dele wat die dunste bevolk is (d.i. waar 'n ander stelsel te veel sou kos), en waar die mense die armste is (d.i. waar ouers nie die geld het om self die nodige voorsiening te maak, b.v. om hulle kinders weg te stuur, nie).

Met hierdie uiteensetting van die oorsprong en doel van hierdie stelsel kan ons volstaan.

Die volgende vraag waarby ons in verband met hierdie stelsel gekom het, was: *In hoeverre gaan daar van hierdie koshuise vir behoeftige kinders 'n opvoedende krag uit?* Die kinders word van die plase ingebring na die skole op die dorpe, waar hulle van hul sewende of agste jaar onderrig in dieselfde klaskamers en van dieselfde onderwysers ontvang as die dorpskinders. Hoe vergelyk hulle in die eerste plek met die gewone dagskoliere wat skoolprestasie betref? Is hul beter of slegter? Is daar, nadat hul die ouderdom van 10 of 12 bereik het, d.i. wanneer hul al 3 of 4 jaar in die koshuis was, enige tekens dat hul die oorspronklike agterstand, te wyte aan die huislike omgewing van hulle vroegste kinderjare, ingehaal het en op gelyke voet staan met die dagskoliere wat dieselfde skool besoek? In die tweede plek: Hoe vergelyk hulle met hul maats op die plase, wat binne 'n omtrek van drie myl van die naaste skool woon en na 'n klein een- of tweemanskool moet gaan?

By die beantwoording van hierdie vrae moet dit ons veral te doen wees om van 'n billike vergelykingsbasis uit te gaan; so ver moontlik moet „al die ander dinge gelykstaan.'' Koshuisleerlinge kom b.v. uit 'n klas wat, om mee te begin, behoeftig moet wees. 'n Mens sou verwag dat die erflikheidselement en omgewing vir hulle 'n *handicap* sal wees, en billikheidshalwe

kan hulle dus nie met dorpskinders, wat uit ryk sowel as uit arm huisgesinne kom, vergelyk word nie. Om dieselfde redes kan 'n mens hul as 'n groep nie sonder enige onderskeid met die leerlinge van die plaasskool, waar daar ook rykes en armes deurmekaar is, vergelyk nie. Ons het dus alleen dié kinders vergelyk in gevalle waar die ekonomiese toestand min of meer konstant gehou kan word.

Deur middel van bogenoemde gestandaardiseerde toetse het ons 2,200 kinders van die ouderdomme 10 tot en met 16 en in die Stds. II tot en met VI getoets in 24 koshuise, wat vir sover ons kon oordeel verteenwoordigend was. Ons monster het meer as 'n kwart van al die leerlinge in koshuise vir behoeftiges ingesluit. Hieronder gee ons net die resultate van kinders van die ouderdomme 10-14 jaar, ten einde die invloed van seleksie sover moontlik te elimineer.

In die volgende tabel het ons aan die linkerkant eers die koshuise vir behoeftiges in twee groepe verdeel: I dié van die Kaapse Karo en Kusstreek, en II dié van die Noordwestelike Kaapprovincie tot by Kuruman in die Kalaharie. Dan is III die totaal van almaal saam. IV is 'n groep arm kinders (dagskoliere in Graaff-Reinet en Oudtshoorn) — hulle was vroeër meestal plaaskinders wie se ouers in daardie dorpe te lande gekom het, en tans die armes van die dorpe is. V is die kinders van die klein buiteskole of plaasskole. In die breedte van die tabel het ons hierdie groepe verdeel in „Arm", „Nie-arm" en „Totaal." Selfs al word die kosleerlinge se ouers veronderstel om behoeftig te wees, kan baie van hulle nie as *armblankes* geklassificeer word nie, aangesien hulle nie onder bogenoemde kategorieë * kom nie. 'n Aantal van hierdie kinders is as behoeftig in die koshuise opgeneem omdat hul ouers een of ander verlies van 'n rampspoedige aard gehad het, meestal as gevolg van droogte. Daardie kinders het ons nie as „arm" geklassificeer nie.

Die uitslae van die toetse word in die vorm van Onderwyskwosiënte gegee, elkeen met die onderskeidelike Waarskynlike Fout. Die W.F. van die verskil tussen enige twee van hierdie gemiddeldes, kan met behulp van die formule op bl. 295 gevind word.

Die volgende is sommige van die vernaamste gevolgtrekkings wat uit die tabel gemaak kan word:—

(1) As ons eers die Totale vergelyk: d.i. al die leerlinge in die koshuise vir behoeftiges met al die dagskoliere wat dieselfde skool besoek, dan vind ons dat laasgenoemdes 'n Onderwyskwo-

---

* Sien bl. 292.

siënt van 105 het, terwyl dié van eersgenoemdes 96.3 is—'n baie aansienlike onderskeid. (100 O.-K. is die norm of gemiddelde vir die land.) Die verskil is egter betreklik klein in die geval van die Noordwestelike Distrikte, en in die geval van die Karo is daar 'n sterk verskil; dit dui weer aan, soos in Hoofstukke III en VI hierbo vermeld is, dat die algemene verstandsvermoë in die-

**Tabel 85. — Koshuise vir behoeftige leerlinge — Kaapprovincie.**
(Gemiddelde onderwyskwosiënte van 10-14 jaar kinders).

| Gebied | Arm | | Nie-Arm | | Totaal | |
|---|---|---|---|---|---|---|
| | Getal Proefpersone | Onderwyskwosiënt | Getal proefpersone | Onderwyskwosiënt | Getal proefpersone | Onderwyskwosiënt |
| I. Kaapse Karo en Kusstreek | | | | | | |
| (a) Behoeftige kosleerlinge | 526 | 94.9± .9 | 347 | 101.0±1.1 | 873 | 97.3±.7 |
| (b) Dagskoliere | 721 | 98.3± .7 | 1,387 | 112.3± .6 | 2,108 | 107.4±.4 |
| (c) Totaal | 1,247 | 96.9± .6 | 1,734 | 110.0± .5 | 2,981 | 104.4±.4 |
| II. Namakwaland and Kalaharie | | | | | | |
| (a) Behoeftige kosleerlinge | 434 | 90.2±1.0 | 592 | 99.9±.8 | 1,026 | 96.0±.6 |
| (b) Dagskoliere | 156 | 90.9±1.6 | 310 | 104.3±1.1 | 466 | 99.3±.9 |
| (c) Totaal | 590 | 90.5± .8 | 902 | 101.7±.7 | 1,492 | 97.0±.5 |
| III. Totaal | | | | | | |
| (a) Behoeftige kosleerlinge | 1,056 | 92.6± .6 | 938 | 100.0±.7 | 1,994 | 96.3±.5 |
| (b) Dagskoliere | 877 | 97.0± .7 | 1,747 | 108.9±.5 | 2,624 | 105.0±.4 |
| (c) Totaal | 1,933 | 94.6± .5 | 2,685 | 105.9±.4 | 4,618 | 101.2±.3 |
| IV. Arm Dorpskole in Karo | 372 | 84.2±1.0 | | | | |
| V. Klein Buiteskole | 379 | 93.6±1.0 | 289 | 102.8±1.2 | 668 | 98.2±.8 |

Noord-westelike distrikte nie alleen effens laer as die gemiddelde is nie, maar ook baie meer homogeen. Die omgewing daar, in die rustige afgeleë wyke as 't ware, is minder stimulerend en laat minder verskille ontstaan as te midde van die gedrang van ekonomiese konkurrensie in en naby die stedelike eentra.

(2) As ons in die tweede plek die „Arm'' dagskoliere met die „Arm'' leerlinge in die koshuise vir behoeftiges vergelyk, blyk dit uit groep III dat eersgenoemdes op 97.0 staan, terwyl die Onderwyskwosiënte van „Arm'' leerlinge in die koshuise vir behoeftiges 92.6 is. Dis 'n verskil van betekenis. Net so staan die „Nie-arm'' dagskoliere op 109, terwyl die „Nie-arm'' kosleerlinge 'n Onderwyskwosiënt van 100 het—ook 'n baie groot verskil. In die geval van groep I, die Karo, is die verskille nog groter. In die geval van groep II is dit kleiner om die redes wat ons reeds genoem het.

(3) As die kinders in die koshuise vir behoeftiges vergelyk word met hul landgenote wat op die plase agtergebly het, (omdat die enigste werklike verskil hier is dat laasgenoemde leerlinge binne 'n omtrek van drie myl van die naaste buiteskool woon, terwyl die ouers van eersgenoemde buite dié omtrek woon) vind ons dat die „Arm'' leerlinge in die koshuise vir behoeftiges op 92.6 staan en die „Arm'' leerlinge in die buiteskole op 93.6. Die W.F. van die verskil tussen die twee groepe is 1.4, d.i. groter as die verskil tussen die twee groepe. Die verskil is dus nie van enige betekenis nie. In die geval van die „Nie-arm'' leerlinge is die verskil effens ten gunste van die plaaskinders. Die Onderwyskwosiënt van al die leerlinge in koshuise vir behoeftiges is 96.3 en dié van alle buiteskoolleerlinge 98.2. Die verskil is 1.9, terwyl die W.F. van hierdie verskil 0.9 is. Die buiteskoolleerlinge is derhalwe 'n weinig superieur, hoewel die verskil nouliks van enige betekenis is. Al wat ons dus met sekerheid hiervan kan aflei, is *dat kinders in koshuise vir behoeftige leerlinge blykens die uitslae van ons toetse oor die algemeen nie beter is as leerlinge van die klein buiteskole wat onderwysontwikkeling betref nie.*

(4) Van al hierdie groepe vertoon die kinders wat die arm skole in dorpe soos Oudtshoorn en Graaff-Reinet besoek, die swakste (84.2)—ver onderkant die „Arm'' kinders in plaasskole en koshuise vir behoeftige leerlinge. Ons maak hiervan melding om aan te toon dat om net in 'n *dorp* te bly waar die omgewing soveel meer stimulerend is en bevorderlik vir, b.v., die uitbreiding van die woordeskat, en om net 'n *dorpskool* te besoek wat soveel beter toegerus is wat die uitwendige onderwysmiddele betref, op sigself nie die toestande kan skep waardeur beter vor-

dering op skool in die hand gewerk word nie. Die toestand in die agterbuurte van hierdie dorpe is waarskynlik die ergste wat ons kommissie nog teëgekom het. Ondervoeding, inferieure huislike atmosfeer en miskien ook 'n swak erflikheid (as gevolg van seleksie deur ekonomiese kragte) is waarskynlik die beslissende faktore in hierdie geval wat die skoolprestasie van die arm dorpskinders op so'n lae peil gebring het.

As ons hierdie gevolgtrekkings maak, moet ons onthou dat ons dit hier met gemiddeldes te doen gehad het. Dit sou totaal foutief wees om b.v. hieruit af te lei dat die hele koshuisstelsel nutteloos is. Nog 'n feit, net so belangryk soos dié hierbo genoem, wat deur ons toetse aan die lig gekom het, is die verbasende verskil tussen die koshuise self. In die geval van een groep koshuise in die Noordwestelike Distrikte is die Onderwyskwosiënt b.v. net 85, terwyl ons in die geval van 'n ander groep, waar feitlik dieselfde type van kind aangetref word, 'n gemiddelde Onderwyskwosiënt van ongeveer 100 het. In die Karo het ons dieselfde verskil aangetref: in sommige koshuise was die Onderwyskwosiënt om en by 90, terwyl daar ander gevalle van 110 was. Ons het die oorsake van hierdie verbasende verskille tussen die inrigtings self ontleed en het tot die gevolgtrekking gekom dat *díe soort van huislike toesig en sorg wat aan hierdie leerlinge bestee word, die magtigste afsonderlike faktor is.*

Die pasaangestelde Inspekteur van die Koshuise vir Behoeftiges het ons gehelp met die bepaling van die gehalte van hierdie inrigtings. Ons moes egter in aanmerking neem dat hy die plekke vir die eerste maal besoek het meer as 'n jaar nadat ons hul getoets het.

By 'n studie van die krommes waardeur die vordering van kinders in die verskillende koshuise voorgestel word, het ons gevind dat, terwyl die kinders gewoonlik gelykstaan met en soms selfs laer staan as die buiteskoolkinders tot op hul 10-jarige leeftyd, hulle van die elfde jaar en daarna in die beter klas van koshuis die ander definitief voor is, in sommige gevalle 'n jaar en soms nog meer. Dit is nie alleen wanneer hulle met hul landgenote wat op die plase agtergebly het, vergelyk word nie, maar ook met die beter klas van dorpskinders. Die voorsprong wat die koshuiskind op die ander sal hê, hang regstreeks af van die bekwaamheid vir hulle werk (en die sympathie) van diegene wat met die toesig in hierdie koshuise belas is; opgeleide onderwysers verkry baie beter uitslae as huisvaders van wie die enigste bevoegdheid is dat hul as boere misluk het en 'n vrome gebed kan doen in die bidstonde. Hierdie mense, hoewel hul dit meestal goed meen, kan nouliks bevoegd wees om die veelsoortige vraag-

stukke gedurende die moeilike tydperk ná die puberteitsperiode, wanneer kinders die ryper jeug bereik, op bevredigende wyse te behandel in die geval van sestig of sewentig seuns en meisies, afsonderlik gehuisves of onder een dak. Die posisie is moeilik genoeg wanneer daar net seuns of meisies alleen is. Wat kan 'n mens aan die ander kant verwag vir 'n salaris van £50 tot £100 per jaar? Dit is die groot moeilikheid in verband met die hele aangeleëntheid. As bevoegde persone verlang word, sal die salaris daarna moet wees. Dan en dan alleen kan 'n mens aandring op mense wat speciaal vir hierdie werk opgelei is. Dit het nie alleen op die huisvaders betrekking nie, maar ook op die huismoeders in die seuns- sowel as die meisieskoshuise.* Laasgenoemde is dikwels in nouer aanraking met die kinders. Die Staat bestee reeds 'n groot som (£140,000) aan hierdie onderneming. Die kerke en ander plaaslike liggame het ook groot uitgawes in hierdie verband. En tog, as hul behoorlike waarde vir hierdie belegging verlang, moet beide die Staat en die kerk bereid wees om meer aan beter toesig te bestee, sodat die £140,000 op 'n waarlik doeltreffende wyse aangewend word. Anders sal 'n mens tevergeefs werklik goeie resultate op onderwysgebied verwag.

Ons moet onthou dat, wát die huislike omstandighede van hierdie kinders ook al mag wees (en in baie gevalle is dit nie sleg nie), dit 'n baie groot verantwoordelikheid is wat die Staat en die Kerk aanvaar deur hierdie kinders van hul ouers weg te neem en hulle almaal saam in een groot inrigting te plaas. Hulle vind miskien baie baat daarby, maar hulle verloor ook baie.

Liefde, daardie beskermende mag wat elke kind by tye na hunker en behoefte aan het, is uit die aard van die saak iets individueels wat nie somaar by die groot maat uitgedeel kan word nie. Die inrigting moet nie alleen in hulle geval die plek van die ouer inneem nie, maar dit moet *a fortiori* vir hulle 'n thuiste wees. Op geestelike sowel as liggaamlike gebied moet dit al die tekortkominge van hul vroeëre huislike omgewing en opleiding goedmaak.

Ek het groot koshuise gesien waar die slaapvertrekke so vol is dat die getal kubieke voet lug per kind minder is as die helfte van die minimum wat vir gevangenisse voorgeskryf is (hierdie mate het ek van die distriksgeneesheer); waar daar in 'n slaapsaal vir meer as 40 meisies een waterbeker en waskom was (buite op die gronde, ongeveer 50 tree van die slaapsaal, was daar wel 'n soort van stortbad in 'n sinkafdak met 'n grondvloer). Ek het

---

* Vgl. Albertyn, V, bl. 144, en Rothmann, V, bl. 221.

gesien dat koshuisseuns in kamers slaap wat ek van buite vir stalle aangesien het—die helfte van die vensters was sonder ruite, en in die vloere was daar gate waar 'n taamlike groot hond sal kan deurkruip. Aan tafel het die kinders sonder servette geëet; en hul maniere aan tafel, sowel as die gewone tafelgeriewe was feitlik niks beter as dié van die armste huisgesinne wat ons gesien het nie. Ek het my dit altyd ten doel gestel om na die seuns te gaan kyk wanneer hul al na bed gegaan het. In baie koshuise slaap twee seuns in 'n eenpersoonsbed; baie van hulle het somaar met klere en al ingekruip.*

Die skool het dikwels net een sessie. In die lang middae sit die kinders oral in groepies bymekaar teen 'n muur soos dassies in die son. Hulle speel nie, daar is geen georganiseerde sport nie; daar is geen tuin om in te werk nie. Afgesien van die werk in die huis soos skottelgoed was en vloere vee, en die bietjie „huiswerk'' wat hulle moet doen, het hulle g'n enkele ondervinding wat as nuttig, opheffend of ontspannend beskou kan word nie.

As 'n mens met die matrone of die huisvader oor hierdie dinge praat, het hulle 'n oneindige reeks exkuse—gebrek aan water, gebrek aan fondse, ens. Hulle antwoorde in hierdie verband gee maar altyd die indruk dat hulle nie die opvoedkundige waarde van sport, van tuinbou en ander buitemuurse bedrywighede besef nie en dit dus as nutteloos beskou.

Baie kinders is sewe of agt jaar wanneer hulle in die koshuise kom. In December 1926 was die verdeling volgens ouderdom vir alle koshuise as volg:—

| Ouderdom in jare: | 7 | 8 | 9 | 10 | 11 | 12 | 13 | 14 | 15 | 16 |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| Getal kinders: | 242 | 696 | 826 | 895 | 943 | 974 | 956 | 943 | 693 | 337 |

Totaal . . . . . . . . 7,505

Vandag is hul oor die algemeen jonger wanneer hulle na die koshuise kom. Baie bly dus sewe of agt jaar in hierdie koshuise. Hulle is in dié tydperk van hul lewe wanneer hulle die meeste vormende invloed ondergaan en gewoontes en ideale so by hulle

---

*In hierdie verband skryf die heer D. J. J. de Villiers in sy rapport van onlangs as inspekteur van koshuise vir behoeftige leerlinge as volg: „Dikwels weier die ouers om hul kinders, veral die seuns, van nagklere te voorsien; en in sulke gevalle is die bestuurskomitee verplig om dit te doen. Dieselfde geld ook vir tandeborsels. Vir die ouers is dit baie moeilik om te besef wat die waarde van hierdie artikels is, want hulle het dit self nog nooit gebruik nie." (*Jaarverslag vir 1931.* Supt.-Gen. van Onderwys van Kaapprovincie.)

posvat dat hul selde verander. Baie ouers kla dat die kinders wanneer hulle terugkom nadat hulle Std. VI deur is of 16 jaar geword het, vir hulle op die plaas hoegenaamd nie tot enige hulp is nie. Hulle het nie alleen niks geleer wat vir hulle op die plaas van nut sal wees nie, maar hulle het boonop nog lui geword. As hulle op die plaas gebly het, sou hul tog ten minste arbeidsaam gewees het, al was dit noodgedwonge deur omstandighede. Hulle sou vroeg moes opstaan om hul ouers met die bokke, skape en die koeie te help. Hul sou in elk geval die lang reeks werksaamhede in verband met die boerdery en die plaaslewe geleer het as hul al hierdie 8 of 9 jaar op die plaas gebly het. 'n Mens kan nie help om te voel dat die ouers in baie gevalle 'n regmatige grief het nie. Die Staat het hulle kinders van hul weggeneem, hulle weliswaar laat skoolgaan tot Std. V of VI; maar nou word die kinders na die ou omgewing teruggestuur, swak toegerus vir die stryd wat hul voorlê. Die tragedie van die saak lê hierin dat hierdie kinders, wat feitlik deur die Staat beskerm was, somaar goedsmoeds uitgestoot word nadat hul tyd verstreke is, d.w.s. sonder enige voorsiening hoegenaamd wat hul loopbaan daarna betref. Hulle het glad nie geleer om vir hulself te sorg nie (en dit sou hulle hoogswaarskynlik kon gedoen het met die ondervinding as leermeester op die plaas). Bowendien het die ouers wat daaraan gewoond geraak het dat die Staat nou vir die kind sorg, langsamerhand alle inisiatief en verantwoordelikheidsgevoel met betrekking tot die toekoms van die kind verloor.

Ons het hierdie saak ook aangeroer in ons hoofstuk oor „Gratis Onderwys en die Afhanklikheidsgees". Wat die uitwerking op die ouers betref, haal ons aan uit die rapport van di. A. D. Lückhoff, J. A. v. d. Merwe en J. R. Albertyn, wat as 'n Departementele Kommissie gedien het insake die stelsel van koshuise vir behoeftiges (1927) :—

„Daar is groot gevaar dat die ouer se pligsgevoel teenoor sy kind geleidelik sal verswak en in sommige gevalle verstomp.... Die traagheidsgees is by hom dus sterker ontwikkel omdat hy nie meer verplig is om sy kind te onderhou nie. Hierdie euwel is sorgwekkend en kan tereg as een van die besware teen die koshuisstelsel genoem word."

Nog 'n groot gebrek in verband met die stelsel is dat vak- en industrie-onderwys administratief totaal afgeskei is van hierdie inrigtings en van die gewone skole. 'n Laerskoolopleiding en 'n Std.-VI-certifikaat is goed as sulks. Hierdie kinders sou ongetwyfeld slegter af wees daarsonder. Maar dit help hulle nie baie ver nie. Wanneer hulle na die plaas teruggestuur word

net met 'n Std.-VI-certifikaat (en die meeste van hulle het dít nie eens nie) met die vader armlastig, d.w.s. sonder grond, of anders met 'n baie klein stukkie, is hierdie seun of meisie uit die koshuis vir behoeftiges in 'n hopelose toestand wat die toekoms betref. Ons kritiek kom nie soseer daarop neer dat wat die Staat doen, sleg is, maar dat daar nie genoeg gedoen word nie. Omdat daar nie met die onderrig van die kinders 'n bietjie verder gegaan word nie, is baie van die goeie werk soos die saad in die gelykenis wat op die steenagtige grond geval het. Gevolglik vind die kinders nie soveel baat daarby as wat 'n mens volgens die groot uitgawe sou verwag nie.

Maar selfs onder die teenswoordige stelsel kon onderwysers en diegene aan die bewind baie doen.

Ons het alreeds die aandag gevestig op beroepsleiding wat in die gewone loop van die skoolwerk feitlik geen plek het nie. Ons was verbaas oor die onverskilligheid van so baie onderwysers teenoor die kwessie van wat daar van die leerlinge word wanneer hulle uit die skool gaan. Dis dan ook nie sonder betekenis dat in die geval van daardie koshuise met die hoogste Onderwyskwosiënt, d.w.s oor die 110, die hoofde van die skole noukeurig aantekening gehou het van wat daar van elkeen van die kinders geword het wat daardie koshuise gedurende die afgelope twaalf jaar verlaat het. Hulle het feitlik elke kind intiem geken, hul ouers en die toestande in die huisgesinne. Hulle het nie alleen alles in hul vermoë gedoen om die kind in die koshuis te kry nie, maar, toe hy moes weggaan, het hulle aan hom raad gegee, hom gehelp om werk te kry en gedurig in voeling met hom gebly, om hom op die manier altyd met advies te bedien en reg te help in watter loopbaan hy ook al mag volg. Dit is onderwys in die ware sin van die woord, en dit beteken oneindig veel meer as 'n paar laerskoolvakke wat aan die kind geleer word.

Daar is koshuise waar die hoof van die skool daarin geslaag het om daadwerklike samewerking van sy personeel te verkry in verband met werksaamhede buite die gewone skoolure. Sodra die middagete verby is, sien 'n mens die onderwysers in kakieklere met 'n klompie seuns na die lande stap, waar hulle met die snymasjien en span osse werk, of 'n stuk grond omploeg of bome snoei. Die meisies is ook besig met naaldwerk, vrugte inlê, of om alles klaar te maak vir 'n tentoonstelling van hul eie of vir 'n skoolkonsert—waarvoor hul die kostume en die toneeldekorasie maak.

Dis 'n plesier om sulke kinders te sien werk en te sien speel. Die kinders het sportgronde aangelê, en hulle speel voetbal, korfbal, tennis, teniquoit en ander spele. Met maaltye is die

X

tafeldoeke, ens., helder skoon; daar is blomme op tafel en prente teen die mure. Die koshuis teken in op dagblaaie en op tydskrifte soos *Die Huisgenoot*. Hierteen word die beswaar opgewerp dat hierdie dinge die kinders ontevrede sal maak wanneer hulle teruggaan na die ouerlike huis. Wel, *laat* dit maar die geval wees. Die groot fout by die armblanke is dat hy nie genoeg van daardie „goddelike ontevredenheid'' het wat hom nie met rus sal laat aleer hy sy toestand verbeter het nie.

Koshuise waar hierdie maatreëls aangetref word, is uitsonderinge, net soos sommige van die slegte toestande wat hierbo beskryf is, geensins algemeen is nie.

As ons egter dieselfde twee criteria toepas soos in die geval van die armblanke-nedersettings (sien bl. 315 hierbo), dan moet ons tot die gevolgtrekking kom dat die koshuise vir behoeftige leerlinge oor die algemeen nie ten volle aan hul doel as opvoedingsinrigtings beantwoord nie. In die eerste plek word daar nie deur die type van opleiding wat die kinders binne en buite die skool ontvang, in hul behoeftes voorsien nie.* Dit is, soos ons gesien het, deels toe te skrywe aan die administratiewe dualisme waarna ons herhaaldelik hierbo verwys het, en deels deurdat die onderwysers nie 'n genoegsaam ruime opvatting het van hul werksaamhede as opvoeders, wat nie alleen die kinders vir die lewensstryd moet voorberei nie, maar wat hul ook behoort te help totdat en selfs nadat hulle hul loopbaan begin het. In die tweede plek het die grootste gedeelte van hierdie koshuise nie die regte type van persoon (huisvaders en huismoeders) tot hul beskikking nie.** Hierdie soort werk vereis speciale opleiding. Inmiddels moet dit vir die opgeleide onderwyser, wat vir hierdie werk bevoeg is en 'n voorliefde daarvoor het, die moeite werd gemaak word om die toesig op hom te neem by 'n vermindering van sy les-ure. Alleen deur 'n extra poging van dié aard sal hierdie groot onderneming en die geld en energie wat daaraan bestee word, min of meer die vrugte voortbring wat 'n mens met reg daarvan kan verwag.

---

* Vgl. Rothmann, V, bl. 221.

** In sy jongste rapport, waaruit reeds aangehaal is in die geval van 'n voetnoot hierbo, sê die Inspekteur van Koshuise vir behoeftige kinders dieselfde: —

„Die welslae van hierdie koshuise hang grotendeels af van die persone aan die hoof. Ons vind dikwels plekke wat maar swak toegerus is, waar die persone aan die hoof baie ongerief moet uitstaan, en tog maak hulle 'n sukses van hul werk. Aan die ander kant het ons weer inrigtings met die beste toerusting, wat nie aan die verwagtings beantwoord nie, eenvoudig omdat die persone aan die roer van sake nie vir die betrekkings wat hul beklee bevoeg is nie."

**D. Die Doeltreffende Invloed van die Goeie Onderwyser.**

Ons het nou hierbo verskillende middele bespreek, soos Armblanke-nedersettings en Koshuise vir Behoeftige Leerlinge, wat deur die Staat en die Kerk aangewend is om die Armblanke weer op die been te bring, en ons het aangetoon dat, tensy hierdie ondernemings vergesel gegaan het van groot persoonlike belangstelling in die *opvoedkundige opheffing* van hierdie mense, die gevolg van hierdie pogings nie aan die verwagtinge beantwoord het en seker nie eweredig was aan die koste nie. By wyse van besluit wens ons korteliks te wys op *die doeltreffende invloed van die goeie onderwyser as 'n middel om die armblanke te rehabiliteer.* Soos ons in die inleiding gesê het, is die oorsake van die Armblankevraagstuk menigvuldig, en sal die oplossinge daarvan ook menigvuldig wees. Dit is nie deur één enkel maatreël op groot skaal op te los nie. Veeleer sal dit opgelos word as duisende mense die druk op al die verskillende punte in ons maatskappy kan verlig, waar onbarmhartige ekonomiese kragte die individue aantas. Goeie onderwysers, selfs al is hulle werksaam op eensame plase, waar een man alleen verantwoordelik is vir 10 tot 30 leerlinge, kan meer doen om te voorkom dat daardie kinders tot die armblankedom verval as enige ander enkel middel wat deur Staat of Kerk mag uitgedink word om hulle op 'n groot skaal te rehabiliteer.

Ons het hierbo al die opvoedende krag wat daar van 'n goeie principaal of huisvader in verband met 'n koshuis vir behoeftige kinders kan uitgaan, aangedui. Hierby publiceer ons enkele foto's van so'n inrigting, in die Kalahari-woestyn geleë, waar die maatskaplike en ekonomiese lewe baie meer onderhewig is aan al die belemmerende invloede van geografiese afgesonderdheid, as die gemiddelde koshuis vir behoeftiges. Hier sien ons hoe 'n geesdriftige onderwyser in samewerking met die Voorligtingsbeambte van die Departement van Landbou sy skool tot 'n landbou-opvoedingcentrum vir die kinders en selfs vir hulle ouers in die omgewing gemaak het. Hierdie onderwyser het die leerplan vir die laer skool so ruim as maar kan geïnterpreteer. Natuurstudie is by hom nie die geseur oor 'n paar blomme, hulle stampers en meeldrade en bestuiwing nie, maar het ware boerdery geword. Dit neem die aandag van die seuns binne en buite die skool in beslag. Hulle ploeg regtig met spanne osse. Hulle het hulle eie troppe skape, hou varke en hoenders op 'n ekonomiese skaal aan en maak hulle eie proewe met grasse vir weiveld onder halfwoestynagtige omstandighede. Hulle wen hulle eie oeste en leer om marktoestande te bestudeer met die doel om dit te verkoop. Die illustrasies spreek vir hulleself. Ons druk hulle af

om aan te toon dat hierdie dinge in die laer skool kan gedoen word en ook werklik gedoen word. En dan nogal onder baie ongunstige omstandighede. Die onderwyser het egter sy ware roeping ingesien, nl. nie net om seuns en meisies op te lei om *behoorlik hulle eie omgewing te kan beheers* nie, maar om deur middel van die grammofoon, die radio, en veral boeke, *aan te vul wat in daardie omgewing ontbreek.* 'n Mens hoef maar min vrees te hê dat hierdie seuns, as hulle na hulle pa se boerdery terugkeer, onbruikbare skepsels sal wees wat deur 'n ontsennende verblyf van sewe jaar in 'n koshuis vir behoeftige leerlinge verweeklik is. Inteendeel het ons die verwagting dat hulle baie gou in staat sal wees om leiding te gee en vir hulle erg konserwatiewe vaders te wys dat 'n mens op meer as een manier kan boer en ook van die boerdery 'n winsgewende onderneming kan maak. Dit is natuurlik in verband met 'n klein gecentraliseerde skooltjie waar 'n koshuis by was, gedoen. So'n inrigting is, weens sy vele maatskaplike en kulturele voordele, te verkies bo die klein plaasskooltjie met sy dosyn of minder kinders.

Tog is ook in hierdie een- en tweemanskole die invloed van die goeie onderwyser onmeetlik groot. Die groep waarmee hy werk is klein, en hy kan die situasie volkome beheers. Sy mag om die kinders te maak of breek is byna onbeperk. Terselfdertyd word die kinders in so'n skool, ten gevolge van die aard van sy inrigting self heelwat kans gegee tot selfwerksaamheid en word nie heeldag onderrig nie, soos dikwels gebeur in skole met een onderwyser vir elke klas. Tog kan so'n klein plaasskooltjie, as dit miskien 'n slegte onderwyser kry, die ergste gedoente wees wat ooit in die naam van opvoeding op kinders afgedwing kan word. Ek het sulke skole en sulke onderwysers gesien. Hulle verdien nouliks dié naam. 'n Mens moet tot die geskrifte van Jean Jacques Rousseau teruggaan om 'n woordeskat te vind wat hulle na behore kan beskryf. Aan die ander kant het ek bepaald bewyse dat sulke klein plattelandse skooltjies in die hand van bekwame opvoeders inrigtinge kan wees wat tot die beste werk in staat is. Inderdaad bereik kinders van plaasskole met goeie onderwysers 'n gemiddelde standaard van ontwikkeling in hulle woordeskat- en rekentoetse wat by gelyke leeftyd baie hoër is as in enige ander groep van skole selfs in stede met 'n min of meer gemengde bevolking. Ek dink veral aan vier plaasskole in die Klein-Karo. Hulle voorsien in die behoeftes van die kinders van 'n boerebevolking waarvan meer as die helfte uit die nie-grondbesittende bywonerklas bestaan. Tog het hulle in woordeskat 'n Onderwyskwosiënt van meer as 120 bereik. Party van die onderwysers in hierdie skole was manne met universi-

taire opleiding. Nie alleen was hulle eie persoonlike boekerye baie beter toegerus as dié van enige ander plaasskoolonderwyser wat ek gesien het nie, maar hulle het hulle boeke, tydskrifte en koerante ook tot beskikking van die skoolkinders gestel. In een skool het ek gevind dat die kinders *Die Huisgenoot* (waarvan die skool 'n aantal exemplare gehad het) gedurende die skoolure eenvoudig verslind. Ek het die helfte van die kinders so in Harmsworth's Children's Encyclopedia verdiep gesien dat hulle nie die minste aandag aan die binnekom van 'n vreemdeling skenk nie. Die hoof het my later vergesel na enkele van die huise van die kinders en het eenvoudig die kinders aan hulleself oorgelaat. Sy aan- of afwesigheid het nie die minste verskil gemaak in die belangstelling waarmee hulle hul werk voortgesit het nie.

Ek het een baie goeie voorbeeld gehad van die groot verskil wat die soort onderwyser maak. Daar was twee klein plattelandse skooltjies, net maar 'n paar myl van mekaar. Die rivier wat deur die middel van die vallei loop, skei hulle van mekaar. Die onderwyser in die een was onbevoeg en deur en deur 'n niksnuts. Kort voor my besoek was hy deur die departement op grond van onsedelikheid ontslaan. In die ander skool was die onderwyser 'n geesdriftige, bekwame man, wat, nadat hy 'n tydlank onderwys gegee het, na die Universiteit gegaan het om hoër kwalifikasies te verwerf. Hy het 'n persoonlike belangstelling in elke kind getoon en kon my 'n noukeurige beskrywing van die huislike en ekonomiese omstandighede van elkeen gee. Vir die orige was die mensemateriaal waarmee hierdie twee skole gewerk het, feitlik dieselfde. Die een skool het na verhouding omtrent dieselfde aantal bywonerkinders gehad as die ander, en die ekonomiese en kulturele toestande waaronder daardie gemeenskap geleef het, was heel homogeen. Die gemiddelde Onderwyskwosiënt van die skool met die swak onderwyser was ongeveer 95 (gebaseer op die syfers vir rekenkunde en woordeskat van die kinders van 10—14 jaar oud); en die Onderwyskwosiënt van die skool met die goeie onderwyser het op 115 gestaan. Die waarskynlike fout in die verskil tussen hierdie twee gemiddeldes is maar net 2, sodat die verskil werklik betroubaar is.

Nou, as dit waar is dat die onderwyser, sy kwalifikasies en bekwaamheid as leier die kragtigste afsonderlike faktor by die opheffing van die armblanke is, volg dit dan nie daaruit dat ons, as ons soek om ons volk deur opvoeding op 'n hoër peil te bring, boweal ons aandag moet wy aan die uitsoek en opleiding van ons onderwysers nie? Dit is te betwyfel of ons deur die bank dié type van persoon aan wie ons hierdie moeilike taak om te voor-

kom dat daar armblankes sal ontstaan, kan toevertrou, na die onderwysprofessie trek. Dit is oor en oor deur skoolinspekteurs en deur ander bevoegde beoordelaars aan my gesê dat by baie van die onderwysers in ons plattelandse skole die nodige „opheffende krag" ontbreek. Hulle kom dikwels oorspronklik min of meer uit 'n agterlike omgewing, maak 'n opleiding deur, en gaan na dieselfde soort omgewing terug. Hulle leer die kinders taamlik goed lees, skryf en reken; hulle verstaan die mense taamlik goed, omdat hulle self ook uit daardie klas is. Maar hulle is in so 'n mate een van hulle dat hulle nie die ware, ekonomiese, kulturele en geestelike behoeftes van daardie gemeenskappe raak sien nie, en hulle nie waarlik na 'n hoër peil kan opvoed nie.

'n Mens moet onthou dat nie so baie jare gelede nie die vereistes vir toelating tot die Opleidingskole, b.v. in die Kaapprovincie, baie laag was. Nou is dit die Matrikulasie of Senior Certifikaat. In 1901 is dit verhoog na Std. VI, in 1909 na Std. VII, in 1920 na Std. VIII en in 1929 na die teenswoordige peil, Std. X. Die akademiese vereistes van die onderwysprofessie was derhalwe nie van 'n hoë selektiewe aard nie, en baie armmanskinders het daarin geslaag om toegelaat te word tot een van die aantal klein opleidingskole in die binnelandse distrikte van die Kaapprovincie, en het sodoende 'n baie goeie „liberale" opvoeding gekry — baie beter as wat hulle in die gewone hoër skole sou gehad het.

Die hoof van een van die vernaamste opleidingskole in die Kaapse Middellande het vir my gesê: „As 'n mens die aansoekvorms vir beurslenings wat hierdie student-onderwysers instuur, nagaan, dan is dit waarlik jammerlik om te sien uit watter arm gesinne baie van hulle kom. Om te dink dat hulle ná enkele jare opleiding gaan onderwys gee, en dan omtrent vier- of vyfmaal so veel gaan verdien as die geldelike inkome van hulle vaders! Wat 'n wonderlike ding doen die Opleidingskool vir hulle!" Ja, dis alles baie goed, so ver as die ophelp van daardie individuele seun of dogter betref. Dit kan selfs lei tot die opheffing van die hele huisgesin waaruit so'n onderwyser kom. By ons studie van individuele gevalle van armblankehuisgesinne in die Karo, het ons dikwels huisgesinne teëgekom waar die dogter onderwyseres geword het, sy 'n jonkman uit 'n familie van goeie stand ontmoet het en hulle verloof geraak het. Die daaruit voortvloeiende bekendstelling van die jonkman aan die huismense van die meisie het dikwels die middel gewees om allermerkwaardigste verbeteringe teweeg te bring, altans wat die uiterlike aansien van die huis betref. Die meisie val die vader lastig totdat hy 'n houtvloer insit, die vensters, deure, tuin, ens.,

regmaak—alles om 'n goeie indruk op die toekomstige skoonseun te maak, maar wat intussen ook dien om die gevoel van persoonlike waarde en selfrespek in die algemeen te verhoog. So'n dogter van die huis slaag daar menigmaal in om daardie hele huisgesin op te hef en hervorming teweeg te bring op 'n deegliker en meer omvattende skaal as wat 'n predikant of onderwyser kon gedoen het.

Dit word ook erken dat hierdie meisies met 'n onderwysersopleiding uitstekende huisvroue en moeders word. Oor en oor het ons tot die konklusie gekom dat 'n sekere boer sukses gehad het, terwyl die ondernemings van sy broers, wat in presies dieselfde omstandighede verkeer het, misluk het, eenvoudig deurdat hy die geluk getref het om een van daardie gewese onderwyseresse tot vrou te hê en sy die huis meer doeltreffend bestuur het.

Ons erken dat al hierdie dinge die opleidingskole tot eer strek omdat hulle o.a. individuele armblankes opgehelp het deur onderwysers van hulle te maak. Aan die ander kant, egter, mag ons wel die vraag stel: Hoe word die belange van die kinders wat aan die sorg van hierdie gewese armblankes as onderwysers toevertrou is, gedien? Kan sulke onderwysers die verstandelike, maatskaplike en ekonomiese opheffing van die arm gemeenskap, waarin hulle as die enigste ligbakens mag te lande kom, teweegbring? Baie van ons getuies met veel ondervinding in streke waar sulke toestande heers, beantwoord hierdie vraag ontkennend. Hulle getuienis kom in kort hierop neer: „Terwyl jy 'n dief van 'n dief kan laat vang, kan jy tog nie 'n armblanke sy mede-armblanke laat opvoed nie.''

Nou moet dit nie so verstaan word asof al ons onderwysers, of selfs baie van ons onderwysers, armblankes is nie, of dat, selfs onder dié wat uit baie arm gesinne kom, daar nie goeie onderwysers gevind word nie. Inteendeel, ek het persoonlik gevalle leer ken waar jong mans en vrouens uit die armste gesinne afkomstig tot 'n aansienlike hoogte van leierskap in opvoeding opgeklim het. Maar hulle is uitsonderinge. Ook moet dit in gedagte gehou word dat ons praat van *die algemene type van onderwyser wat te midde van baie arm gemeenskappe beland*, afgesonder van al die kulturele voordele en maatskaplike en ekonomiese geriewe van die beskawing. Om 'n teëwig teen al hierdie tekortkomings te vorm, moes 'n mens eintlik die allerbeste type van onderwyser in arm gemeenskappe hê. Hulle moet ook besiel wees met 'n sendingsgees, omdat ons, helaas, weet van baie jong onderwysers uit meer beskaafde huise, vir wie die ontberings van die eensame plattelandse skool te swaar blyk te wees, en wie se verblyf daar bygevolg baie kort is.

In werklikheid egter beland die swak onderwyser in die arm streke. Ten minste, al die statistieke oor hierdie saak wat ons kan versamel, wys in hierdie rigting. Ons gaan oor om enkeles daarvan hier te gee. Net soos in die voorgaande hoofstukke, rangskik ons ons gegewens namate dat hulle betrekking het op: (A) skole uit 'n min of meer *goeie* ekonomiese omgewing; (B) dié uit 'n min of meer *gemiddelde* omgewing; en (C) dié uit 'n *arm* omgewing. Verder gee ons ons opgawes net vir drie provincies, daar ons in Natal nie genoeg skole het wat deur die inspekteurs in A, B en C ingedeel is, om 'n behoorlike vergelyking te kan maak nie. En ten laaste het ons onsself hier bepaal tot onderwysers in *laer skole*, waarby inbegrepe is dié wat les gee in die laer klasse van hoër- en middelbare skole sowel as dié in die klein plattelandse skole.

**Tabel 86.—Die akademiese kwalifikasies van laerskoolonderwysers volgens die ekonomiese omgewing van die skool (syfers van 1930).**

(a) *Die percentasie van nie-gematrikuleerde onderwysers.*

| | Skoolomgewing Ekonomies | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| | A. Goed % | B. Gemid. % | C. Swak % | Totaal % | Aantal Gevalle |
| Kaapprovincie | 54.8 | 58.3 | 66.7 | 63.6 | 3,996 |
| Transvaal | 28.2 | 27.3 | 31.8 | 27.8 | 3,693 |
| Oranje-Vrystaat | 18.5 | 20.7 | 29.4 | 25.0 | 1,157 |
| Totaal (gemiddeld) | 37.0 | 40.0 | 48.0 | 44.8 | 8,846 |
| Natal | – | – | – | 43.9 | – |
| Unie | | | | 44.3 | |

(b) *Percentasie Eersteklas-Matrikulante onder onderwysers.*

| | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| Kaapprovincie | 2.7 | 1.4 | 1.0 | 1.1 | 3,996 |
| Transvaal | 3.5 | 3.3 | 1.4 | 3.1 | 3,693 |
| Oranje-Vrystaat | 1.1 | 1.1 | 1.4 | 1.8 | 1,157 |
| Totaal (gemiddeld) | 3.0 | 2.3 | 1.2 | 2.0 | 8,846 |

Behoeftige koshuiskinders in die Kalaharie. Hoe hulle vir 'n doeltreffende lewe op die plaas voorberei word.



Hulle leer hoe om hulle skape gesond te hou deur hulle te doseer teen inwendige parasiete.



Met ploeg en eg berei hulle die grond voor vir die naderende seisoen.

**Behoeftige Koshuiskinders in die Kalaharie. Hoe hulle vir 'n doeltreffende lewe op die plaas voorberei word.**



Huishoudkunde: Die dogters leer om alles in verband met die huis en die tafel met sindelikheid en smaak in te rig.



Die inmaak van vrugte en groente: Van jongsaf leer hulle om in tyd van oorvloed voorsorg te maak teen tye van skaarste.

**Behoeftige Koshuiskinders in die Kalaharie. Hoe hulle vir 'n doeltreffende lewe op die plaas voorberei word.**



Seuns besig om hulle eie woonplek by die Koshuis te bou. Hulle word nie alleen bedrewe in die werk nie, maar voel ook dat hulle werklik iets presteer.



Die gooi van walle teen grondverspoeling. 'n Waardevolle bedryf in die winter of wanneer daar min ander buitewerk is.

Behoeftige Koshuiskinders in die Kalaharie. Hoe hulle vir 'n doeltreffende lewe op die plaas voorberei word.



Die grammofoon en die radio bring hulle in daelikse kontak met die buitewêreld se musiek, nuus, ens.



Hulle grawe 'n kuil waarin groenvoer vir die melkkoei vir die winter gebêre word.

Die totale in bostaande syfers sluit ook onderwysers in van skole waar die ekonomiese toestand nie gespecifiseer is nie. Onder ander, kan ons die volgende gevolgtrekkings uit die bostaande tabel, as ons die akademiese kwalifikasies as 'n criterium neem, maak:

(a) Die arm streke is met swakker onderwysers toegerus as die meer welvarende streke, daar eersgenoemdes 48% en laasgenoemdes 37% het wat nie die hoërskoolkursus deurloop het voor hulle opleiding as onderwyser nie.

(b) Ten gevolge van die feit dat die Kaapprovincie studente met 'n laer graad van skoolopvoeding tot sy opleidingskole toegelaat het as die ander provincies, het daardie provincie tweemaal soveel ongematrikuleerdes op die personele van sy laer skole as die Transvaal of die Oranje-Vrystaat.

(c) Dieselfde wisseling in die kwaliteit van onderwyser, saamgaande met die verskille in die ekonomiese toestand van die skool waar die onderwyser werk, kan opgemerk word uit die percentasie eerste-klas-matrikulante onder dié in diens synde onderwysers.

Wat ons in die bostaande tabel veral tref, is dat die onderlinge verband tussen die ekonomiese toestand van die omgewing en die akademiese kwalifikasies van die onderwyser in elkeen van die drie bestudeerde provincies so standhoudend is.

Om die *professionele* kwalifikasies van onderwysers in verskillende provincies te vergelyk, is 'n baie meer ingewikkelde saak, deurdat professionele certifikate, ofskoon hulle dieselfde name dra, in verskillende provincies verskillende dinge beteken. Die hoofverskil tussen baie van hierdie professionele certifikate lê in die akademiese standaard wat vereis word. Dis daarom wat ons aansienlike gewig heg aan die aanduidings wat akademiese kwalifikasies ons verskaf.

Tog wys die getuienis wat ons van professionele kwalifikasies kry, in dieselfde rigting. Die percentasie onderwysers met O.2 (tweedeklas-) certifikate verminder namate die ekonomiese peil sak. In die Kaapprovincie is die percentasies 13.8, 8.3, 3.8; in die Transvaal 33.4, 28.1, en 23.7; en in die Oranje-Vrystaat 4.4, 2.7, en 2.8, respektiewelik vir A. Goeie, B. Gemiddelde, C. Arm omgewing. Die O.2 is 'n betreklik hoë certifikaat. As 'n mens tot laer certifikate kom, vind jy net die omgekeerde, nl. dat hulle die neiging het om te vermeerder by afnemende ekonomiese peil. So gee die Laer-Primaire-Certifikaat van die Kaapprovincie (d.i. sy laagste certifikaat) die volgende percentasies: 19.2, 21.6, 30.1, vir die omgewings A, B en C onderskeidelik. Die O.3- (Derdeklas, Kaapprovincie en Transvaal) certifikate kom voor met 36.1,

42.6, en 49.0; en die 0.3 in die Oranje-Vrystaat met 41.3, 42.6, en 46.3 vir omgewings wat respektiewelik Goed, Gemiddeld, en Arm is.

Daar is egter 'n derde groep gegewens wat ons theorie van uit 'n ander oogpunt bevestig. Dit gee ons enkele aanduidings omtrent *die huislike omstandighede waaruit die onderwysers stam.* Die percentasies laerskoolonderwysers wie se vaders boere is, is as volg: Kaapprovincie 54.8%, Transvaal 52.6%, Oranje-Vrystaat 70%. Die onderwysers wie se vaders boere is, is gevra om nader aan te gee of hulle vaders grond besit, of dit slegs huur, of bywoners is. Ek het dié wat geen grond besit nie, bymekaar getel; hulle behoort waarskynlik tot die armer klas mense op die platteland. Dan het ek ook bymekaargetel die onderwysers wat uit die professionele klasse kom; hulle kom blykbaar uit 'n meer beskaafde type van huis.

Die resultate word in die volgende tabel gegee.

Daaruit blyk dat:—

(a) 7.3% van die laerskool-onderwysers van skole in arm omgewings, boere is sonder grondbesit in vergelyking met 4.5% vir onderwysers in die ekonomies betergestelde omgewings.

(b) Byna tweekeer soveel onderwysers (14.4%) uit die professionele stand gee onderwys in die ekonomies gegoede dele as wat in die arm omgewings skoolhou (7.9%).

**Tabel 87.—Beroep van vaders van laerskoolonderwysers wat in verskillende ekonomiese omgewings onderwys gee.**

*%Vaders bestaande uit:*

**(a)** ***Boere wat geen grond besit nie.***

| | *Ekonomiese toestand van skool* | | | |
|---|---|---|---|---|
| | A. Goed | B. Gemid. | C. Arm | Totaal |
| **Kaapprovincie** | 5.7 | 7.3 | 8.6 | 9.6 |
| **Transvaal** | 2.3 | 4.1 | 4.3 | 4.3 |
| **Oranje-Vrystaat** | 14.1 | 9.8 | 11.6 | 12.6 |
| Totaal | 4.5 | 5.9 | 7.3 | 7.6 |

(b) ***Professies.***

| | A. Goed | B. Gemid. | C. Arm | Totaal |
|---|---|---|---|---|
| **Kaapprovincie** | 12.6 | 9.4 | 6.0 | 7.4 |
| **Transvaal** | 16.8 | 13.2 | 11.9 | 13.3 |
| **Oranje-Vrystaat** | 5.4 | 3.3 | 5.1 | 5.3 |
| Totaal | 14.4 | 10.8 | 7.9 | 9.6 |

Die totaal-kolom aan die regterkant sluit ook dié skole in waarvan die ekonomiese toestand nie aangegee is nie. Daar skyn by onderwysers wie se vaders bywoners is, 'n neiging te gewees het om daardie feit te verswyg, met die verskaf van die informasie. Dit is waarskynlik die rede waarom die percentasie boere (ongespesifiseer) presies eweredig is met die percentasie boere sonder grondbesit, en ook toeneem in eweredigheid met die afneem in die gehalte van die ekonomiese toestand van die omgewing. In elk geval, die relatiewe grootte van hierdie percentasies bevestig ons vernaamste gevolgtrekking, nl. *dat die skole in arm omgewings, waar die kinders en die gemeenskap* a fortiori *'n hoër type van opvoedkundige leiding nodig het, tevrede moet wees met onderwysers wat minderwaardig is, nie alleen wat akademiese en professionele kwalifikasies betref nie, maar ook wat betref die soort van huis-omgewing waar hulle grootgeword het.* Dis moeilik om uit te maak watter van die twee tekortkomings die betreurenswaardigste is, die minderwaardige skoolopvoeding of die minderwaardige kulturele invloede van die huis. Die groot gewig van laasgenoemde vir die voortbringing van ware opvoedkundige leiers word dikwels uit die oog verloor. Terwyl die teenswoordige politiek met betrekking tot die opleiding van onderwysers tot bepaalde verbetering in die eerste rigting lei, is daar rede om te twyfel of die besonder vrygewige stelsel van beurslenings wat sommige provinsies ingestel het, ook tot verbetering in laasgenoemde rigting lei.

Daar mag geredeneer word dat, al besit onderwysers goeie certifikate, hulle darem nog nie altyd goeie onderwysers is nie, en dat dié met minder hoë certifikate op papier dikwels beter resultate kry as dié met grade en wat nie alles nie. Dit is natuurlik die soort argument wat 'n mens teëkom by persone wat gewoonlik verkeerdelik die uitsondering vir die belangryke hou. As 'n mens egter met groot aantalle te doen het, soos ons hier doen, sal 'n mens hoogswaarskynlik vind dat daar 'n hoë korrelasie bestaan tussen hoë kwalifikasies en professionele sukses. Om egter volkome sekerheid te kry omtrent die verband tussen die onderwyser se kwalifikasies en die ekonomiese toestande, het ek die skoolinspekteurs gevra om die onderwysers te skat ooreenkomstig hulle sukses as diensdoende onderwysers. Die percentasies onderwysers wat die inspekteurs geskat het as *Uitstekend* en *Goed,* het ek bymekaargetel en die resultaat vir elke streek en provincie van die Unie in tabel gebring. Ek gee hier maar net die totale uitkomste. In streke *A. Ekonomies goed,* het die inspekteurs 73% onder die bogenoemde twee kategorieë, geplaas, en vir *B. die Gemiddelde* en *C. die Arm* streke, respektiewelik 63% en 52%, wat hier alweer aantoon dat hoe armer die streek

is, des te swakker ook die type van onderwyser wat daardeur getrek word.

As 'n mens die algemene en die beroepskwalifikasies van ons laerskoolonderwysers, soos dit in die bowestaande tabelle aangedui word, noukeurig nagaan, sal dit blyk dat my kritiek in Hoofstuk IV gegrond is waar dit daaroor gaan dat hulle gebrekkig toegerus is met dié algemene kennis wat vereis word om *doeltreffende beroepsleiding* te kan gee. Dit is veral van toepassing op onderwysers in die swakker ekonomiese omgewings waar 'n breë algemene kennis en ware leierskap so absoluut onontbeerlik is as 'n mens die armblankeprobleem deur middel van die onderwys wil oplos.

Die laerskoolonderwyser wat met *al* die kinders van die volk te doen het — in stede, dorpe en op die plase — kom voor 'n veel moeiliker en ingewikkelder situasie met betrekking tot beroepsleiding te staan as die hoërskoolonderwyser. Slegs 34% van die kinders wat begin skoolgaan, kom in die hoërskoolklasse te lande. Die hoërskoolonderwyser het gevolglik met 'n betreklik uitgesogte minderheid te doen; want, kragtens hulle teenwoordigheid in die hoër skool, het hulle reeds al in 'n sekere mate rigting gevat met betrekking tot sekere moontlike groepe van loopbane, b.v. die professies, klerkberoepe, ens.

Dit is by uitnemendheid die onderwyser in die laerskool wat in sy geestelike uitrusting 'n uitgebreide algemene kennis nodig het. Sy opleiding behoort van so 'n aard te wees dat sy aanrakingspunte met die lewe so talryk moontlik kan wees. Om hierdie rede alleen, indien om geen ander rede nie, sou die krag van die onderwys as 'n voorbehoedmiddel grootliks verhoog word as meer van die laerskoolonderwysers die geleëntheid kon hê om 'n universitaire opleiding te geniet,* wat sommige provinciale onderwysautoriteite blykbaar as alleen maar vir die onderwyser-specialis in die hoër skool essensiëel beskou. Dis vir 'n goed ingerigte fakulteit van opvoeding in 'n Universiteit moontlik om die laerskoolonderwyser alles te gee wat 'n opleidingskollege hom op die gebied van die speeifieke teebniek kan gee, en nog veel meer. Aan die ander kant is dit duidelik dat ons opleidings- en normaalkolleges (van die type wat onafhanklik van 'n Universiteit funksioneer) al word hulle ook hoe goed

* Die volgende feite, uit 'n onlangs gehoue opname deur die Nasionale Onderwysburcau versamel, is hier van betekenis:

(a) Slegs 15% van al die onderwysers in die Unie (1930) het hulle *professionele* opleiding as onderwysers aan die Universiteite of Universiteitskolleges ontvang. (Die Universiteite van Stellenbosch en Kaapstad het twee-derdes van hierdie aantal gelewer).

bestuur, nie die moontlikhede bied nie wat 'n Universiteit vir die opleiding van onderwysers kan bied om *die lewe as 'n samehangende geheel* te sien nie — iets wat ek vir die wese van die ware kulturele opvoeding hou. Daar is ook alle kans dat die Universiteit 'n beter klas onderwysstudent sal trek as die klein opleidingskool.

Om te beweer dat hierdie veelsydiger kulturele ontwikkeling maar net 'n tierlantyntjie is, en dat ons slegs onderwysers nodig het wat volkome geroetineer is in alle middels om kinders te leer lees, skryf, spel en syfer, is 'n ernstige fout. Niemand sal ontken dat hierdie vereiste van veel belang is nie; maar tog, tensy die onderwyser meer kan doen as net enkele alleenstaande vaardighede te onderwys, sal hy die moderne kind, wat voor die veeleisendste probleme van ons ingewikkelde en geïndustrialiseerde moderne lewe te staan kom, maar sleg daartoe uitrus. Opvoeding kan nie langer 'n *statiese* ding wees soos dit onder die patriarchale stelsel was, toe die lewe grotendeels ook staties was nie. Dit moet in 'n hoë mate *dynamies* word, om aan die snel veranderende eise van ons moderne maatskappy te kan voldoen. Daaruit volg dat 'n onderwyser wat alleen maar 'n goedgeroetineerde wese is, maar by wie die kennis en verbeeldingskrag ontbreek om daardie uiters ingewikkelde ding, wat ons *die lewe* noem, aan opgroeiende kinders te interpreteer, nie daarin sal slaag om sy opvoeding waarlik *dynamies* te maak nie. Die hele gesigspunt van die opvoeding het onder die nuwe toestande verander. Waar

---

*(Vervolg van vorige bladsy).*

(b) Die volgende is die percentasie onderwysers wat in die verskillende provincies ten minste *een jaar* akademiese studie aan 'n Universitaire inrigting voltooi het:

| | Laerskoolonderwysers alleen | Laer- en Hoërskoolonderwysers |
|---|---|---|
| Kaapprovincie .. .. .. .. .. .. .. | 4.6% | 18.7% |
| Natal .. .. .. .. .. .. .. .. .. .. | 19.7% | 36.5% |
| Transvaal .. .. .. .. .. .. .. .. | 42.9% | 47.6% |
| Oranje-Vrystaat .. .. .. .. .. .. | 21.0% | 35.0% |
| Unie .. .. .. .. .. .. .. .. .. .. | 22.5% | 32.0% |

(c) Die feit dat slegs 63.5% van die hele onderwysprofessie in Suid-Afrika die gewone kwalifikasie, nl. Matrikulasie of die ekwiwalent daarvan, wat vir toelating by alle ander professionele werk geëis word, bereik het, maak dit enigsins twyfelagtig of ons oor die onderwys kan praat as 'n *professie* op gelyke voet met b.v. Regte, Ingenieurswese, Medisyne en Theologie.

ons vroeër geëis het dat ons leerlinge soveel feite moet ken en soveel spesifieke bekwaamhede moet verwerf, voel ons nou twyfel opkom of daardie feite en bekwaamhede goed sal beantwoord in 'n lewe wat miskien grootliks sal verskil en heeltemaal ander eise van aanpassing sal stel wanneer hierdie kinders grootword. Die meeste wat ons onderwysers kan probeer doen, is om in die kinders dié soort van *omgewing-beheersende aanpassingsvermoë* te ontwikkel, waarvan die afwesigheid, soos ons hierbo gesien het, die mees in die ooglopende gebrek was wat die armblankedom laat ontstaan en ontwikkel het — gedurende 'n ekonomiese oorgangstydperk, toe snelle aanpassing 'n eerste vereiste was en 'n starre vasklemming aan tradisionele maniere van dink en doen die ekonomiese ondergang van duisende geword het.

Die onderwys het hulle, om dit so uit te druk, alleen kennis sonder meer gegee — het hulle met ballas belaai, terwyl wat hulle werklik nodig gehad het, dryfkrag was. Ons kan egter hierdie wenslike reaksies op die lewe nie van ons leerlinge verwag as ons nie eers onsself oortuig dat ons onderwysers self hierdie hoedanighede besit nie. „Die kosbaarste gawe waarmee die opleidingsperiode 'n onderwyser kan voorsien, is nie 'n massa kennis of geleerdheid nie, maar veeleer 'n honger daarna.... Ons wil in ons onderwysers 'n altyd onversadigde, maar ononderdrukbare begeerte na hulle eie selfontwikkeling en die verbetering van die jeug wat aan hulle sorg toevertrou is, skep... Die ware kultuur bestaan nie in die besit van opgestapelde massas kennis nie, maar meer in dié eerbiedvolle geestesgesteldheid wat ontstaan uit die erkenning van moeilikhede verbonde aan die taak om kennis te verkry." *

As toekomstige onderwysers gedurende die periode van hulle opleiding kan samewerk met diegene wat met navorsingswerk besig is en 'n ietsie van daardie opregte wetenskaplike houding kan verkry wat hulle aanspoor om na te vors en te experimenteer — 'n houding wat 'n mens kan verwag om aan 'n Universiteit op te doen — dan bestaan die waarskynlikheid dat hulle as onderwysers aan hulle kinders hierdie houding teenoor die lewe sal oormaak, wat die enigste waarborg is dat daar by hulle 'n doeltreffende aanpassing gevind sal word.

Dis wel waar dat ons geroetineerde mense in die onderwys nodig het, want anders sou die opvoedingsmasjien nie glad kan loop nie, maar ons het boweal mense nodig wat lewe gee aan wat hulle aanraak, en die gees van dié met wie hulle te doen

* Dr. C. H. Becker, gewese Minister van Onderwys vir Pruise, in *Teachers' College Record*, Jan. 1932.

kry, vrymaak. Maar daarvoor sal ons moet betaal. Alleen goeie diensvoorwaardes, wat 'n vergelyking met die ander professies kan deurstaan, sal die vereiste beter type van man of vrou na die onderwysprofessie kan trek. Slegs wanneer aan die onderwys begeerlike voordele verbonde is, wat vergelyk kan word met dié van die regs- en mediese professie, sal dit die bestes kan trek. Ek twyfel nie daaraan dat dit 'n goeie belegging sal wees nie, omdat, soos sir Michael Sadler dit uitdruk, „Educational vitality is the best thing money can buy."

En eindelik, is heldeverering en die bewondering van 'n mooi karakter in 'n onderwyser of onderwyseres miskien nog die kragtigste faktore in die opbou van 'n kind se karakter. Gelukkig het ons in ons onderwysprofessie mans en vrouens wat deur hulle persoonlikheid, deur die mooiheid van hulle karakter, kompenseer vir die vele tekortkomings van ons skoolstelsel as 'n karakter-opbouende instelling. En as daar deur ons onderwys nog goeie karakters voortgebring word, is dit aan hulle te danke ten spyte van 'n karakterdodende stelsel.

Die rypende jeug is besonder gevoelig in hierdie opsig. As ons dan ook in daardie jeug karakters wil vorm en daardeur ons nasionale karakter wil ophef en versterk, moet ons boweal 'n premie daarop stel om die allerbeste types van mans en vrouens na die onderwys-professie te trek.

Ek kan nie beter doen ter afsluiting van hierdie afdeling nie as om die eerbetoning aan te haal wat Arthur Guiterman bewys het aan een van die grootste onderwysers wat ooit geleef het — Mark Hopkins, en aan sy net so beroemde leerling, James Garfield, wat later president van die Verenigde State geword het, om n te toon dat in die opvoeding blote uiterlikhede baie min beteken, as die groot karakter van 'n onderwyser maar net daar is om die jeug te inspireer:

"Mark Hopkins sat on one end of a log,
    And a farm boy sat on the other.
Mark Hopkins came as a pedagogue
    And taught as an elder brother.
I don't care what Mark Hopkins taught....
    If his Latin was small or his Greek was naught —
For the farmer boy, he thought, thought he,
    All through his lecture time and quiz,
"The kind of a man I mean to be
    Is the kind of a man Mark Hopkins is."

Theology, languages, medicine, law
    Are peacock feathers to deck a daw
If the boys who come from your splendid schools
    Are well-trained sharpers or flippant fools.
You may boast of your age and your ivied walls,
    Your great endowments, your marble halls,
        And all your modern features —
Your vast curriculum's scope and reach,
    The multifarious things you teach —
        But what about your teachers?

Are they men who can stand in a father's place,
    Who are paid, best paid, by the ardent face,
When boyhood gives, as boyhood can,
    Its love and faith to a fine true man?
No printed word, no spoken plea
    Can teach young hearts what men should be.
Not all the books on all the shelves
    But what the teachers are themselves.
For Education is Making Men:
    So it is now, so it was then —
Mark Hopkins sat on one end of a log
    And James Garfield sat on the other."

**E. Onderwyspeil in verskillende streke.**

In Hoofstuk III hierbo het ons daarop gewys dat as die algemene verstandelike ontwikkeling of opvoedingspeil van 'n besondere streek laag is, daar 'n taamlike groot kans bestaan dat daar in so 'n streek 'n betreklik groter proporsie van swak mensemateriaal sal wees as in streke waar die algemene gemiddelde hoog is. In die volgende tabel gee ons 'n oorsig van die resultate van ons onderwystoetse volgens sekere aardrykskundige groepe. Hierdie groepe sluit mekaar nie in elke geval wederkerig uit nie. Tog is hulle in sover van belang dat hulle (a) my bevindinge in Hoofstuk III hier heeltemaal onafhanklik bevestig en (b) die relatiewe toestand van opvoedkundige verwaarlosing in daardie streke aandui, asook (c) die beperkings wat die heersende toestande in daardie streke sal stel aan pogings om die rehabilitasie van die swakker seksies in die verskillende groepe deur middel van opvoeding te bewerk.

**Tabel 88. — Om die onderwyspeil van leerlinge (10—14 jaar) in verskillende streke te vergelyk.**

| Bevolkingsgroep of Streek | Aantal Gevalle | Gemid. Onderwys-kwosiënt | W.F. |
|---|---|---|---|
| Transvaalse Hoëveld | 1,447 | 110.40 | ± .54 |
| Kakamas-Nedersetting | 469 | 104.60 | ± .92 |
| Kerknedersettings | 796 | 102.31 | ± .71 |
| Karo en Klein-Karo (dorpe) | 4,621 | 101.89 | ± .29 |
| Karo en Klein-Karo (dorpe en plase) | 5,262 | 101.50 | ± .28 |
| Laeveld en Bosveld (dorpe) | 2,091 | 100.15 | ± .44 |
| Kaaplandse Karo en Kusstreek (plase) | 641 | 98.73 | ± .79 |
| Stedelik: van Landelike Afkoms (meestal arm) | 4,859 | 98.35 | ± .29 |
| Namakwaland | 1,579 | 97.40 | ± .50 |
| Laeveld en Bosveld (dorpe en plase) | 3,097 | 96.70 | ± .36 |
| Armblanke-nedersettings (Kerk en Staat) | 1,596 | 96.50 | ± .50 |
| Koshuise vir Behoeftiges (Kaapprovinsie) | 1,994 | 96.30 | ± .45 |
| Kaapse Kusstreek (arm) | 365 | 91.90 | ± 1.05 |
| **Armblankes (Totaal)** | **3,640** | **91.88** | **± .33** |
| Staatsbosbounedersettings | 290 | 91.67 | ± 1.17 |
| Malarialyers (arm en nie-arm) | 1,532 | 90.77 | ± .51 |
| Staats-landbou- en besproei-ingsnedersettings | 510 | 90.32 | ± .88 |
| Delwerye | 493 | 89.72 | ± .90 |
| Laeveld en Bosveld (plase) | 1,006 | 89.62 | ± .63 |
| Karo-Dorpe (arm) | 372 | 84.19 | ± 1.04 |

Dit sal belangwekkend wees om in hierdie dalende skaal ook die onderwyskwosiënte van die verskillende ondergroepe in te pas wat in die afdelings hierbo behandel is: —

A. Die armblankegroep as geheel en malarialyers.

B. Die armblankes op nedersettings.

C. Behoeftige Koshuiskinders.

# HOOFSTUK IX.

## SLOT: TWEE BEGINSELS.

(a) Opvoeding gerig op beheersing van omgewing.

(b) Opvoeding as kompensasie.

Bostaande is twee opvoedkundige beginsels of criteria wat tot dusver in minder of meerder mate in al ons redenerings en kritiek oor die onderwys opgesloте was, en wat ook kan dien as 'n grondslag vir opvoedkundige hervorming in die toekoms. Ons sal by wyse van besluit probeer om hierdie twee beginsels van die opvoeding toe te lig, meer deur middel van konkrete vooorbeelde uit ons studie van die opvoeding van die armblanke as deur 'n bespreking van hulle filosofiese implikasies.

In sover opvoedkundige werksaamhede hulle rondom die skool beweeg en 'n persoon selfs tot die volwasse leeftyd vergesel, behoort hulle twee belangryke funksies te verrig.

### (a) Opvoeding gerig op beheersing van omgewing.

Of sy opvoeding in algemene of besondere rigting gaan, elke persoon *behoort vir 'n beroep opgelei te word.* Dit is, die skool moet hom help om sy omgewing in so 'n mate te interpreteer dat hy dit kan beheers en so spoedig moontlik sy eie besondere hoekie daarin kan vind. Dit is noodsaaklik nie alleen uit 'n oogpunt van koswinning nie (ofskoon dit in die geval van armblankes onontbeerlik is), maar ook omdat 'n beroep 'n rigting, 'n focus, en betekenis aan iemand se leerwerksaamhede gee.*

Principaal L. P. Jacks se opmerkings is hier baie beslis. „Die Heelal het geen plek vir beskawings wat weier of onbekwaam word om hulle eie onderhoud te verdien nie; sy wette staan hulle nie toe om voort te bestaan nie. Die strande van die geskiedenis is besaai met wrakstukke van beskawings wat dit vergeet het. Kos verdien bly nog altyd die fundamentele en allesinsluitende „werk" van die maatskappy, die onontbeerlike grondslag en steun van al sy ander werksaamhede, sodat, indien die beskawing ooit as 'n enkele eenheid om iets sou moet bid, sy eerste bede altyd sou wees: „Gee ons vandag ons daelikse brood......"

Dit voorkom daardie doelloosheid en verspilling in opvoedkundige strewe. Dit vorm die vaste ruggraat waaromheen die volle lewe opgebou is en tot volle burgerskap groei. Soos John Dewey dit uitdruk, „'n beroep beteken niks anders nie as so rigting gee aan die aktiwiteite van die lewe dat hulle vir 'n persoon merkbaar van betekenis word en tewens nuttig vir sy medegenote. Die teenoorgestelde van 'n loopbaan in die lewe is nóg ledigheid nóg kultuur, maar, op persoonlike terrein, doelloosheid, wispelturigheid, die afwesigheid van deur ervaring opgegaarde bekwaamheid, en op maatskaplike terrein, 'n ydel vertoon en parasitiese afhanklikheid van ander mense.''

Ons kritiek op die opvoeding in die verlede het grotendeels daarop gewys dat dit die mense nie voldoende in staat gestel het om hulle omgewing te beheers nie. Dit was veral die geval met die armblankes. Ons het aangetoon dat dit by hulle nie alleen ontbreek het aan voldoende gewone skoolonderwys nie, maar veral aan opleiding vir hulle beroep. Dit was hoofsaaklik van toepassing op die landelike bevolking, wat feitlik geen *ad hoc* opleiding vir dié ingewikkelde en veeleisende boerebedryf gehad het nie, en wat baie ongunstig staan in 'n vergelyking met die ander seksies van die gemeenskap, ook wat algemene opvoeding betref. En in die gevalle waar laasgenoemde enigsins doeltreffend was, het dit meer gewerk as 'n opvoeding gerig op *ontkoming* dan as 'n opvoeding gerig op *beheersing*. Die seun met 'n hoërskoolopvoeding was in die praktyk feitelik verlore vir die landbou (sien Tabelle op bll. 112 en 115) en dié wat thuis gebly het, was in die algemeen te swak om sy omgewing in voldoende mate te kan beheers om daaruit 'n behoorlike bestaan te maak.

58 Percent van dié wat hulle aan die landbou wy, het nie die laerskool deurloop nie, en 95 percent van hulle het hoegenaamd geen landbouopleiding gehad nie. So staan sake vandag.

Wat die meerderheid van ons landelike bevolking betref, was die gewone skoolonderwys 'n doellose besigheid wat gevolg is eenvoudig omdat dit nou eenmaal so behoort, omdat dit die mode was, en nie omdat hulle daaraan enige wesenlike waarde geheg het nie. Hoe het hierdie toestand ontstaan?

---

*(Vervolg van vorige bladsy).*

As die leser my hier daaraan herinner dat 'n mens sowel vir sy siel as vir sy liggaam voedsel nodig het, is my antwoord klaar. *Die hoedanigheid van die geestelike voedsel wat hy vir sy siel kry, is volkome afhanklik van die manier waarop hy te werk gaan om sy daelikse brood te verdien....*" (*Education of the Whole Man*, bl. 229-30, University of London Press, 1931.)

In die ou dae van landelike Suid-Afrika, toe die lewe eenvoudig en die behoeftes min was, en toe daar 'n algehele afwesigheid was van ekonomiese konkurrensie soos ons dit vandag ken, was die ondervinding van in noue aanraking met die natuur te lewe en daaraan 'n bestaan te ontwring, op sigself al 'n doeltreffende opvoeding. Die godsdiens het aan die geestelike behoeftes van die mense voldoen. Al formele onderwys wat hulle ontvang het, was maar om hulle voor te berei tot lidmaatskap van die kerk. Die aanneming was 'n bepaalde doelwit, en daar was geen doelloosheid aan verbonde nie. Onderwys in lees, skryf en reken het in die loop van die tyd 'n begeerlike bykomstigheid naas godsdiensonderrig geword. Met die instelling van die Goewermentskool is die swaartepunt egter oor die algemeen van die godsdienstige na die meer sekulaire onderwys verskuif. Staatsteun het inspeksie meegebring. Laasgenoemde het nadruk gelê op die uitwendige en meetbare elemente van die onderrig, met die gevolg dat die kursus in die „3 R's" mettertyd beskou is as 'n *doel op sigself*. So het die skool as 'n instelling langsamerhand sy vat op die lewenswerksaamhede van die volk begin te verloor. Die duidelik omlynde doel wat die ou „meesters" gehad het en wat al die mense erken het — aanneming as lidmaat van die kerk — waartoe lees, skryf en reken die middels was, het nie langer bestaan nie. Die skool het 'n op sigself staande eenheid geword met sy eie welomskrewe doel, nl. die onderwys van vakke. Onderwysers so hooglik met hierdie „vakke" ingenome, wat vir hulle die ewige waarhede geword het, het weens die bome die gesig op die bos verloor. So het die skool, net soos die kerk, stadigaan 'n instelling geword met sy eie hoëpriesters, sy eie dogma en ritueel, wat grotendeels uit voeling geraak het met die snelbewegende en veelsydige lewe daarbuite.

Die lewe op 'n plaas is vir 'n seun ryk in opvoedende ervaring. Daar is die spruit, die dam, die bos, die perde, esels, koeie, skape, bokke, die waens, die landbougereedskap, ens. Elke dag is daar iets nuuts en uiters interessants te doen in verband met die plaaswerk of met sy eiegemaakte speeldinge. Die Montessori-apparaat en die verskeidenheid van ander uitgesogte leermiddels wat in Kindertuinklasse gebruik word, is maar armoedige plaasvervangers van die plattelandse kind se „kleiosse," ens., om die sintuie en die verbeelding te oefen. Hierdie seun gaan na die skool. Die nuwe ervarings neem in die begin sy belangstelling in beslag, maar al gou vind hy uit dat hierdie nuwe ervarings niks te doen het met sy eie ervarings buite die skool nie. Die samehang van sy leerproces is verbreek. Hy vind uit dat die werksaamhede wat tot nog toe vir hom die grootste

innerlike waarde gehad het, nie langer so beskou word nie. Hulle kom selfs partykeer met die eise van die skool in botsing, en hy kom in moeilikheid. Daar ontstaan 'n tweeslagtigheid in sy houding teenoor die lewe. Volgens die onderwysers gaan die belange van die skool voor alles. Die werksaamhede van die plaas is van minder belang en mag nie die seun se skoolwerk hinder nie. Met verloop van tyd kry hulle 'n merk van minderwaardigheid. Op dié manier kry die seun 'n verwronge begrip van die waarde van dinge.* As die ouers taamlik welgesteld is, vind 'n mens by hulle dikwels die gedagte posvat dat dit na die beste mode is om opgevoed te wees. Wat ook al die innerlike waarde daarvan mag wees, druk 'n sekere skoolgeleerdheid tog 'n merkteken van agbaarheid af op diegene wat 'n certifikaat kan toon. Nou hiermee verwant en soms nie daarvan te onderskei nie, is die motief dat dit betaal om opgevoed te wees.

Die mense merk op dat skoolgeleerdheid tot betrekkings waarin 'n mens as klerk werksaam is, lei, wat, omdat daar 'n vaste salaris aan verbonde is, as eersaam en veilig beskou word. So het hierdie soort skoolgeleerdheid (die grondbestanddeel van al ons opvoeding in Suid-Afrika), wat gehou word vir „kultureel" en vir „'n voorbereiding vir die lewe," beide as 'n gevolg van die soort van opleiding sowel as van sy uitkiesende werking, inderdaad 'n enge beroepsopleiding geword en 'n deterministiese karakter aangeneem.

Ek wil nie te kenne gee dat 'n *ad hoc* opleiding in landbou vir alle plattelandse seuns en meisies nie ook op party kinders 'n deterministiese uitwerking sal hê nie. Ons het ruimskoots aangetoon dat dit volgens ons insig nie vanself spreek dat 'n seun, alleen omdat hy in 'n landboustreek gebore is, ook noodsaaklik 'n landbouer moet word nie. Ons wil ook nie tot die uiterste oorgaan, nl. om te probeer van elke plattelandse seun 'n boer te maak nie. Maar tog, as ons die feite nagaan, skyn dit wel dat, selfs al was so 'n uiterste maatreël geneem, dit aan die behoeftes van 'n baie groter meerderheid van ons plattelandse seuns en meisies sou voldoen het as die tradisionele type van opvoeding wat speciaal op die behoeftes van enkeles gerig

* „'n Type van opvoeding wat, met watter verhewe doel ook al, alleen probeer om die invloed van beroepsnywerheid op die gees en karakter van 'n volk *te niet te maak*, sal uiteindelik misluk, want die magte van beroepsnywerheid is veel sterker; op sy bes sal dit daarin slaag om die mense ongeskik vir hulle daelikse werk te maak sonder om hulle vir iets anders bekwaam te maak — 'n beskuldiging wat dikwels teen bestaande opvoedingsmethodes uitgespreek word, en nie sonder rede nie." L. P. Jacks, t.a.p. bl. 225.

was. Van elke 100 wat in die laagste klassies begin skoolgaan, kom minder as 8 deur die matrikulasie en gaan minder as 3 na die Universiteit. Wat gebeur met die ander? Dié mense wat sê dat enige gedagte oor beroepsaangeleënthede, ens., eers in die middelbare skool gewig moet begin kry, skyn nie te besef dat, selfs vandag nog onder 'n baie verbeterde stelsel 66% van dié wat begin skoolgaan, nie die middelbare skool bereik nie. Wat van hulle? Wat van hulle beroepsbelange? Hierdie kinders word in die wêreld ingestoot met 'n ruggraatlose opvoeding grotendeels sonder verband met hulle werklike, alledaagse lewe en die werk wat hulle gaan doen.

Natuurlik sal dié van hulle wat begaaf is met 'n meer as middelmatige natuurlike verstand op 'n manier daarin slaag om die kloof tussen lewe en skool te oorbrug. Deur pure gesonde verstand sal hulle daardie tweeslagtigheid wat ons hierbo aangedui het, te bowe kom en heeltemaal suksesvolle burgers word, maar dikwels ten spyte van die skool.

Aan die ander kant misluk dit diegene wat in mindere mate deur die natuur met aanpassingsvermoë bedeel is, om die nodige synthese te skep, en hulle word, as hulle die skool verlaat, heeltemaal ontoegerus om die lewe te beheers, daarin uitgestoot. Wat erger is, die uitwerking op hulle is dikwels negatief. In plaas van in staat te wees om die lewe *de novo* aan te pak — byna op primitiewe manier — (soos hulle sou moes gedoen het as hulle nooit skoolgegaan het nie), klem hulle hardnekkig vas aan die weinige, met moeite aangeleerde sjibbolets van die skool, en kom daardeur in 'n toestand van koppige inaktiwiteit, omdat die deur die skool verkreë ingewikkelde masjinerie nie wil werk nie, en hulle persoonlikheid stadigaan deur 'n gevoel van onbeduidendheid en mislukking uitgemergel word.

Die meeste onderwysautoriteite in Suid-Afrika veroordeel ondubbelsinnig alle neiging tot beroepsvoorbereiding in ons laerskole. Tot verdediging van hierdie bewering sê hulle dat dit in Engeland en Europa 'n erkende opvoedkundige beginsel is dat die laer onderwys heeltemaal algemeen moet wees en dat beroepsopleiding nie moet aanvang voordat die kind sy laerskoolopvoeding voltooi het nie. Hierdie beginsel is gesond genoeg, maar waar dié wat dit aanhaal, 'n font maak, is dat hulle vergeet dat die *elementaire* onderwys in Engeland en Europa heeltemaal iets anders beteken as die *laer* onderwys soos dit in Suid-Afrika bestaan. Hier loop dit tot St. VI en hou dit die kinders totdat hulle gemiddeld byna 15 jaar oud is. In Engeland en Europa praat hulle van die „oorgang op 11-jarige leeftyd," wanneer hulle reken dat die middelbare onderwys begin en oorwegings van beroepskeuse die onderwys moet beïnvloed. Soos sir Percy

Nunn aantoon, is daar geen duidelike opvoedkundige rede waarom die oorgang nou juis op 11-jarige leeftyd moet val nie, behalwe miskien dat met 11 en 12 jaar die periode van rypwording en van die groei tot volwassenheid begin, waarin kinders enigsins anders moet behandel word. Maar wat is die toestand in Suid-Afrika? Uit 'n oogpunt van *leeftyd* beskou beteken *laer* onderwys hier iets veel meer uitgebreids as die elementaire onderwys in Engeland. Ek het bereken dat in 1930

76.5% (122,049) van alle leerlinge van *12 jaar en daarbo* nog in die *laer*skoolklasse van die provinciale skole was;
69.5% (85,322) van alle leerlinge van *13 jaar en daarbo* nog in die *laer*skoolklasse van die provinciale skole was;
58.9% (51,626) van alle leerlinge van *14 jaar en daarbo* nog in die *laer*skoolklasse van die provinciale skole was;
44.7% (24,635) van alle leerlinge van *15 jaar en daarbo* nog in die *laer*skoolklasse van die provinciale skole was;
28.7% (8,353) van alle leerlinge van *16 jaar en daarbo* nog in die *laer*skoolklasse van die provinciale skole was.

Nou, as die Engelse beginsel van „oorgang op 11-jarige leeftyd'' aangeneem word, dan vind ons dat vandag in die laerskoolklasse van ons skole 76.5% van die kinders volgens hulle leeftyd eintlik verby die elementaireskoolstadium is—ten getalle van 122,049. Daar is in ons laerskoolklasse vandag 51,626 kinders van 14 jaar en daarbo, 'n groep waaroor daar, volgens die beste opvoedkundige theorie en praktyk wat in Engeland, Europa en Amerika aangeneem is, nie die geringste twyfel bestaan nie dat hulle „middelbare'' onderwys behoort te ontvang, d.i. dat daar behoorlik plek is vir beroepskonsiderasies. En as ons daarop let dat hierdie groep 58.9% van die skoolgaande kinders van daardie leeftyd bevat, dan sal vir ons duidelik word die krag van die bewering dat, as ons gelyke tred met die tyd wil hou, beroepsoorwegings al in die laerskoolstanderds van ons Suid-Afrikaanse skole 'n belangryke rol moet begin te speel. Dit is die rede waarom ons in Hoofstuk IV hierbo nadruk gelê het op die belangrykheid van *beroepsleiding* in die laerskool.

Dié mense wat dus uit die laerskole soos hulle in hierdie land ingerig is, die geringste stukkie beroepsopleiding wil wegban, doen dit waarskynlik sonder om op die essensiële feite te let.

Bowendien, as ons die plattelandse kind en die arm kind (met wie ons in hierdie verband meer besonderlik te doen het) neem, dan sien ons dat die meeste van hulle in elk geval uitgesluit is van die meer gevorderde vorme van die tradisionele akademiese opvoeding; en ons voel dat die beroep van die landlewe 'n belangryke rol behoort te speel in die werksaamhede van die plattelandse laerskool, en wel om die volgende redes:

(a) Die kind sal dan tenminste dié besondere bekwaamhede en eerste beginsels van kennis verwerf wat hom sal help om meer effektief 'n bestaan te maak, en hy sal 'n grondslag kry waarop b.v. volksvoorligtingswerk van die Departement van Landbou gebaseer kan word.

(b) Sy daelikse werk op die plaas sal in aansien toeneem en 'n dieper betekenis kry deurdat dit in die skool erkenning erlang, en omgekeerd, as hy ouer is, sal hy die dinge wat 'n mens uit boeke leer (selfs omtrent boerdery), nie beskou as pure theorie sonder verband met die praktyk nie.

(c) Die lewe op die platteland is so ryk aan aanrakingspunte met die natuur- en mensewêreld dat dit in die hande van die bekwame onderwyser miskien seker een van die beste middels is om die kind se algemene verstandelike en liggaamlike groei te bevorder.

(d) Boweal sal die samehang van die leerproces bewaar word en die kind se eie verstandelike ontwikkeling sal bevry word van daardie noodlottige dualisme waarop ons hierbo gewys het. Om kort te gaan, as die kind homself leer vind deur te gewaar dat hy langsamerhand die mag gekry het om sy omgewing te beheers, selfs maar in 'n beperkte mate, dan het hy iets van onskatbare waarde vir die ontwikkeling van sy persoonlikheid en karakter bereik. Selfs al is daar onder sulke kinders (en daar moet van hulle wees) sulkes wat die begeerte (en ook die nodige verstandelike vermoëns) het om later die een of ander soort van middelbare onderwys te gaan volg wat tot die Universiteit en die professies lei, dan kan ek nog geen rede sien waarom enigiets van daardie beroepswerk wat hy in die laerskool gedoen het, vir hom 'n blok aan die been sou wees nie. Inteendeel, dit kan miskien 'n bepaalde voordeel wees — 'n voordeel wat die tradisionele skool selde bring, nl. die besef van 'n eenheidsbeginsel in al sy leerwerksaamhede binne en buite die skool. Hierdie houding sal sy waarde behou, watter beroep so'n kind ook al uiteindelik gaan kies.

Ons het hierbo (Hoofstuk II) aangetoon onder watter ontsettende hindernisse beroepsopvoeding in hierdie land gebore is. Ofskoon die Kerk dit gedoop en die gevangenisdepartement dit vir 'n tydlang verpleeg het, is dit in skande ontvang. Op

die drumpel van die provinciale onderwysdepartmente neergelê, was hierdie vondeling nooit gelukkig nie; dit was inderdaad die Assepoester van die skoolstelsel. Naderhand het die Unie-Departement van Onderwys dit aangeneem en dié doen vandag sy uiterste bes om daar, opvoedkundig beskou, iets respektabels van te maak.*

(b) Opvoeding as Kompensasie.

In die tweede plek moet die opvoeding iemand sover moontlik vir die tekortkomings van sy omgewing en die beperkinge van sy beroep kompenseer. Onder die intensiewe spesialisasie van ons moderne industriële stelsel is dit bes moontlik dat die opleiding vir 'n bepaalde beroep, terwyl dit 'n onmisbare kern vir die lewe vorm, tog nie die moontlikhede vir 'n volmaakte opvoeding uitput nie. Ek weet natuurlik goed genoeg dat uit 'n suiwer filosofiese oogpunt beskou Kerschensteiner gelyk het as hy sê: „As beroepsopleiding reg opgevat en reg uitgevoer word, word dit gelykstaande met 'n alsydig ontwikkelende opvoeding en is dit feitlik die enigste alsydig ontwikkelende opvoeding." 'n Man sal dit bereik as hy sy beroep in al die moontlike vertakkinge daarvan in die lewe bestudeer. Kerschensteiner het

* Die Departement slaag vir sover dit die ambagte en techniese sy daarvan betref, maar ten opsigte van die landbou skryf die Unie-Sekretaris van Onderwys in die Jaarrapport van 1929: „Die idee dat landelike beroepsonderwys maar net goed is vir behoeftiges, kom ons nog steeds baie algemeen teë en stry teen die inskrywing van betalende leerlinge aan ons landbouskole."

Oor die algemeen is kinders lief vir die landlewe en boerdery. Die vooroordeel teen die landbou-onderwys lê nie by hulle nie.

Ek het meer as 12,000 kinders in verskillende dele van die land gevra om te verklaar waar hulle graag sou wil woon, in 'n stad of op 'n plaas. Hulle moes 'n goeie rede daarvoor gee. Twee-derdes van hulle het die plaas as woonplek verkies. (Sien Tabel 89 hieronder). In die geheel is daar geen verskil in die keuse van kinders in standerds I en II en dié in III en IV nie. Die aantal wat die stad kies, neem toe as ons na Std. VI en die hoër skool gaan. Gebrek aan ruimte verbied my om 'n ontleding van die opgegewe redes te gee — 'n baie interessante studie. Die gevolgtrekking waartoe ons kom, is dat daar by kinders, of hulle nou al in 'n stad of op 'n plaas skoolgaan, glad nie dié onweerstaanbare begeerte na die stad en sy aantreklikhede bestaan wat party mense vir 'n oorsaak van die trek na die stede skyn te hou nie. Uit die gegewe redes skyn dit asof kinders dikwels die sienswyse van die ouers weergee, en ons het rede om te betwyfel dat die onrusbarende uittog van die land na die stede

gelyk in dieselfde sin as waarin 'n Tennyson gely het toe hy oor „The flower in the crannied wall," geskryf het:

> "I pluck you out of the crannies;
> I hold you here root and all in my hand, little flower;
> But if I could understand
> What you are, root and all, and all in all,
> I should know what God and man is."

Maar soos dit uitwerk in die praktyk, waar ons dit met menslike wesens en instellings vol beperkings te doen het, is dit 'n on-

---

tot in enige merkbare mate aan its anders toe te skryf is as eenvoudig net ekonomiese noodsaaklikheid. Soos prof. McMillan in sy *S. A. Agrarian Problem*, bl. 7, aantoon, is dit die resultaat van 'n proces wat deur statistici op geestige manier beskryf word as „die neiging van die landelike bevolking na groot stede toe," wat in werklikheid die neiging van water is om opdraend te stroom as dit deur masjinerie gedwing word.

**Tabel 89. — Percentasie wat die stad gekies het in antwoord op die vraag: „Wil jy liewer op 'n dorp of op 'n plaas woon?"**

| Streek | Aantal Gevalle | Laer Skole % St. I-II | % St. III-IV | % St. V-VI | Hoër Skole % | Totaal % |
|---|---|---|---|---|---|---|
| 1. Laeveldse Dorpe (Tvl.) | 1,147 | 30 | 21 | 22 | 33 | 25 |
| 2. Hoëveldse Dorpe (Tvl.) | 867 | 37 | 27 | 21 | 32 | 29 |
| 3. Namakwaland | 936 | 20 | 18 | 32 | 31 | 23 |
| 4. Karo-dorpe | 3,085 | 34 | 33 | 35 | 42 | 36 |
| 5. Kusstreek, K.P. | 637 | 37 | 33 | 37 | 25 | 35 |
| 6. Witwatersrand | 2,254 | 33 | 33 | 41 | 48 | 39 |
| 7. Buiteskole, K.P. | 626 | 20 | 18 | 19 | | 19 |
| 8. Buiteskole, Tvl. | 483 | 21 | 22 | 21 | | 21 |
| 9. Delwerye | 201 | 33 | 27 | 42 | | 33 |
| 10. Engelse Buiteskole (Dist. Albany) | 59 | 23 | 49 | 24 | | 35 |
| 11. Nedersettings | 665 | 34 | 36 | 40 | 58 | 38 |
| 12. Stedelike Gebiede (behalwe op die Rand) | 719 | 29 | 30 | 40 | 73 | 38 |
| 13. Industrie- en Vakskole | 513 | | 47 | 45 | 61 | 48 |
| *Totaal* | 12,192 | 29 | 29 | 34 | 42 | 33 |

loënbare feit dat die meeste beroepe beperkend werk. Die meeste mense sien deur die klein venstertjie van hulle beroep nie die Heelal nie. Nadat die werk van die dag klaar is, soek die meeste mense „rekreasie''; 'n deel van hulle persoonlikheid het in hulle beroep nie tot volle uiting gekom nie. Ten gevolge van die dodende mechanisasie en verdeling van ons lewens in vakkies, sien ons die lewe baie minder as 'n geheel as wat ons voorouers dit gesien het; daarom was daar by laasgenoemde nie die voortdurende gehunker na vermaak nie.

Vandag moet ons mense nie alleen *vir* hulle beroepe oplei nie, maar ook *teen* hulle beroepe. Ek weet dat dit 'n bietjie ru gesê is en dat baie beroepe hulle eie kompensasies en ontspannings meebring. Dit is soos dit, ideaal beskou, behoort te wees. Maar tog, ons kan dit nie ontken nie dat kinders wat op afgeleë plase groot word en later daar 'n bestaan maak, beslis aan die beperkende invloede van hulle omgewing en bedryf onderhewig is. Een van die funksies van die opvoeding behoort te wees om hulle vir hierdie tekortkominge te kompenseer. Uit 'n oogpunt van *administrasie* beskou, beteken dit natuurlik dat staatsfondse so gedistribueer behoort te word dat daar 'n gelyke kans op opvoeding vir almaal sal wees en dat kinders nie in die lewe gekortwiek sal wees net omdat hulle toevallig op 'n sekere plek gebore is nie.

Hierdie kompensasie-beginsel maak natuurlik net so veel 'n gewysigde oriëntasie nodig wat *inhoud* van die leerplan en *methodes* van onderwys betref as die beginsel gerig op beheersing.

Dis uitermate bedrieglik om te dink (soos baie vooraanstaande opvoeders doen) dat, omdat daar gelykheid van opvoedingskans moet wees, die studiekursusse en onderwysmethodes in alle dele van die land dieselfde moet wees. Selfs nie eens in die laer standerds van die laer skool behoort daar so 'n uniformiteit van onderrig te wees nie. Daar die omgewing verskillend is, is ook die bekende en onbekende elemente in die gees van die kinders in verskillende plekke verskillend. Gevolglik sal die manier om hulle te nader ook heeltemaal verskillend wees. Sommige dinge wat in 'n sekere omgewing met moeite en inspanning onderwys word, kan in 'n ander plek vir bekend aangeneem word. Wat 'n massa kennis van plante en diere en hulle gewoontes het die plattelandse kind nie om mee te begin nie, kennis wat die stadskind eers opsetlik moet leer. En omgekeerd, die stadskind weet baie dinge omtrent die verskillende vervoeren verkeersmiddels wat vreemd is vir die buitekind. Die skool verval dikwels in onbeduidendhede omdat dit nie genoeg ag

gee op die *toevallige* of *bykomstige* opvoeding wat buite die skool verkry word nie en op dié manier kosbare tyd verspil. Die hulp van toevallige opvoeding word deur ons opvoeders al te dikwels vergeet. Die Suid-Afrikaanse seun word ten opsigte van sy opvoedingspeil somtyds ongunstig vergelyk met seuns van dieselfde leeftyd in lande soos Holland, Swede, Duitsland en Frankryk, en dan word die skuld daarvan op ons opvoedingstelsel gepak. Daar is geen bewys om aan te toon dat die aangebore skranderheid van die Suid-Afrikaanse seun minder as dié van 'n Europese seun is nie. Maar is die verklaring van die verskil nie te vind in die feit dat die *algemene ontwikkeling* wat by die Suid-Afrikaanse seun ontbreek, deur die Europese seun juis deur *toevallige* of *bykomstige* opvoeding opgetel word nie? Die omgewing van 'n seun in Europa, so vol ou monumente van geskiedenis en kuns, voed hom van sy vroegste kindsheid af op. Hy neem dit onbewus op, so te sê met die lug wat hy inasem. Die omgewing van die Suid-Afrikaanse kind is in hierdie opsig baie arm. Wat hy van hierdie dinge in hom opneem, is die resultaat van ywerig leer. Die appercepsie-massas van die seun in Europa is soveel ryker. Sy onderwyser vind in hom soveel meer waarop hy kan bou. Dieselfde beginsel is van toepassing binne die grense van Suid-Afrika, ten gevolge van die verskille in die omgewing waarin verskillende Suid-Afrikaanse kinders opgroei.

Ek het b.v. aan 15,000 kinders in verskillende dele van die Unie gevra of hulle al ooit 'n bioskoop (stil of praatfilm) gesien het, en so ja, hoeveelmaal. As hulle nie kon onthou hoeveelmaal nie, dan moes hulle maar skryf „baie kere.'' Die uitslag word in die volgende tabel gegee. Die eerste kolom is van die meeste belang, want dit toon die percentasie aan wat nooit in 'n bioskoop gewees het nie. Meer as die helfte van die kinders in plattelandse skole in die Kaapprovincie was nooit daar nie, en 'n bietjie minder van die Transvaalse buiteskole.

Ek het 'n dergelyke opname gemaak om die relatiewe graad van isolement uit te vind. Die kinders moes die name opskryf van die plekke waar hulle al gewees het. Die resultate is te omvangryk om hulle hier weer te gee. Duisende van daardie kinders het nog nooit die see gesien nie. Honderde het nog nooit 'n trein gesien nie. In sekere plattelandse skole het 'n groot percentasie van die kinders nooit 'n groter dorp as van 'n duisend inwoners gesien nie; party het feitlik nooit verder as 30 myl weg van die huis gewees nie. Hierdie isolement, hierdie onbeweeglikheid van die bevolking wat tot maatskaplike inteelt en agteruitgang lei, is, soos ons hierbo gesien het, een van die

**Tabel 90. — Die percentasie kinders wat in 'n bioskoop gewees het.**

| Streek | Glad nie % | Een-maal % | 2—4 maal % | Baie kere % |
|---|---|---|---|---|
| 1. Hoëveldse dorpe, Tvl. | 4 | 4 | 12 | 80 |
| 2. Industrie- en Vakskole | 5 | 7 | 19 | 69 |
| 3. Witwatersrand | 10 | 5 | 16 | 69 |
| 4. Laeveldse dorpe, Tvl. | 14 | 9 | 15 | 62 |
| 5. Namakwaland | 14 | 20 | 26 | 40 |
| 6. Stedelike Gebiede (behalwe op die Rand) | 17 | 11 | 17 | 55 |
| 7. Delwerye | 20 | 16 | 22 | 42 |
| 8. Engelse Buiteskole, Distrik Albany | 22 | 8 | 33 | 37 |
| 9. Nedersettings | 23 | 8 | 16 | 53 |
| 10. Karo-dorpe | 24 | 14 | 18 | 44 |
| 11. Kaapse Kusstreek | 38 | 10 | 17 | 35 |
| 12. Buiteskole, Transvaal | 46 | 18 | 17 | 19 |
| 13. Buiteskole, Kaapprov. | 52 | 18 | 16 | 14 |
| Totale Percentasie | 20 | 11 | 18 | 51 |

hoofoorsake van die armblankedom. *Om hierdie rede beweer ons dat, as die plattelandse skool 'n voorbehoedmiddel teen armblankedom moet wees, dit wat daar in die onmiddellike omgewing ontbreek, moet vergoed.* Dit moet geestesgesteldhede skep wat hulle om hulle heen sal laat kyk. Dit moet nuwe vergesigte open vir mense van wie die gees almaal in een rigting gaan. In plaas hiervan sien ons dat die kinders gedril word in die blote vaardighede soos syfer en skryf (waarin hulle gewoonlik goed gevorder is) ten nadele van onderwerpe wat hulle in 'n wyer aanraking met die lewe bring. Ek het vir meer as 15,000 kinders gevra om die skoolvak op te skryf waarvan hulle die meeste en dié waarvan hulle die minste hou. Ek het gevind dat reken (somme) verreweg die mees geliefde skoolvak was, want dit is in daardie kategorie honderd keer meer genoem as landbou,

80 keer meer as huishoudkunde of gesondheidsleer,
20 keer meer as natuurkennis en wetenskap,
3 keer meer as geskiedenis.

Minder as 4% van die kinders het aardrykskunde opgeskryf as die lekkerste vak, terwyl viermaal so veel dit opgegee het as die mees gehate vak. Wat 'n lig gooi dit op die bestaande onderwysmethodes!

Uit alle getuienis blyk dat hierdie methodes slegter was toe die mense, wat nou volwasse armblankes is, op skool was. As daar ooit 'n onderwerp is waarmee die skool 'n geleëntheid het om kompensasie te skenk vir die isolement van die lewe op die platteland, dan is dit, meen ons, aardrykskunde, wat ten doel het om die mens in perspektief tot sy omgewing in die ruimte te plaas, net soos geskiedenis dit doen ten opsigte van die tyd.

In een laer buiteskool was daar nie een kind, selfs nie in Std. VI, wat Suid-Afrika op die wêreldkaart kon vind nie. Inderdaad het party van hulle my later meegedeel dat dit die eerste keer is dat hulle 'n kaart van die wêreld gesien het. Van burgerkunde het hulle net mooi niks geweet nie; en toe ek later in wanhoop vra of iemand van hulle al van generaal Hertzog gehoor het, het drie hulle hande opgesteek. Toe ek aan een vra wie hy is, antwoord hy: „Omie, dit is die man wat in die aeroplane vlieg!'' Watter waarde sal hierdie skool hê as voorbehoedmiddel? Hoe ver sal hierdie soort opvoeding die kind help om sy weg in die buitewêreld te vind, wat daeliks al hoe ingewikkelder word? Tog slaag hy by die inspekteur in die „essensiële vakke'' — die ewige waarhede van ons onderwysstelsel soos hulle deur die eeue heen tot ons gekom het.

Dit is nie nodig vir my om te sê dat hierdie skool 'n uitsondering is nie. Tog is dit, volgens wat ek van ander plattelandse skole gesien het, 'n taamlik goeie oorblyfsel van wat in die ou dae 'n baie algemene type van skool moet gewees het.

Die mate van doeltreffendheid van die skool in sy kompenserende funksie hang baie af van die aard van die leerplan, maar veral van die *methodes* van onderwys. Methodes skep houdings en ideale; en lang nadat alle feite vergeet is, sal hierdie houdings en ideale bly. By die versamel van ons gegewens onder die rubriek *methode*, het ons voor 'n moeilikheid te staan gekom. Terwyl van studiekursusse en skoolorganisasies aantekening gehou word en dit vir baie jare terug nog weer kan opgediep word, is methode iets wat leef in die gesproke woord en in die skoolatmosfeer wat nou weg en verby is. Dit was derhalwe baie moeilik om vas te stel watter methodes in swang was toe die armblankes van die teenswoordige en die verbygegane generasies op skool was. Ons het ons gegewens op die volgende manier gekry: (a) deur volwassenes omtrent hulle skooldae te ondervra, (b) deur noukeurig sommige van die nog bestaande oorblyfsels van skole en meesters te bestudeer, en (c) deur indirekte gegewens, soos hierbo vermeld in verband met die onderwerpe waarvan die meeste en die minste gehou word.

Die skole wat voorgee om in die behoeftes van die plattelandse armes te voorsien, is oor die algemeen *luisterskole*. Hulle onderwysers skyn te vergeet dat karakter die resultaat van gewoontes is, en gewoontes die resultaat van *doen*. Passiwiteit word hoog aangeslaan, inisiatief en aktiwiteit word gering geskat. Die kinders is daar om te *ontvang*, en nie om te *gee* nie. Hierdie karaktertrek merk ons in die armblanke op in verband met die karakterdodende stelsel van onderstand, in hulle verwagting om voortdurend deur die Regering getroetel te word. Die skole doen niks om 'n teëwig teen hierdie geestesgesteldheid te lewer nie. Die omgewing is oor die geheel arm aan geeskragopwekkende prikkels. As ook ons skole in hierdie opsig swak is, hoe kan die opvoeding dan ooit b.v. die geeskragondermynende toestande wat aan die aanwesigheid van die naturel te wyte is, teëwerk? Die dooierigheid van party skole was in hoë mate neerdrukkend. 'n Vooruitstrewende hoof van een van die groter skole wat hierdie type van kind van die platteland kry, maak teen my omtrent sy leerlinge die opmerking: „Goddank hulle begin stout word.''

Die skoolmethodes stel 'n premie op konkurrensie en leer byna nooit samewerking nie, wat vandag veral onder mense wat kragtens hulle tradisie altyd besliste individualiste gewees het, tog so 'n hoë noodsaaklikheid is. Byna nooit is die „Projekmethode'' gebruik om kinders te oefen in samewerking aan 'n gesamentlike onderneming vir die algemene welsyn nie.

Dwarsdeur ons Suid-Afrikaanse lewe loop die idee dat 'n ding „goed genoeg'' is, waar 'n hoë graad van voortreflikheid vereis word; en dit is besonder noodlottig in die geval van die armblanke. Moontlik is dit in sommige streke te wyte aan die teenwoordigheid van die naturel, van wie geen hoë mate van nougesetheid en afwerking by die uitvoering van 'n taak verwag kan word nie. By 'n inspeksie kom 'n leerling deur in Rekenkunde as hy drie, of soms maar twee, uit vyf somme reg het. Dis goed genoeg. Tog sal geen enkele bank of handelsfirma so 'n growwe onnoukeurigheid duld nie. Dáár is 'n klein foutjie net so erg as 'n grote. Die boeke moet volkome sluit. Hoe kan ons skole so 'n begeerte na volstrekte noukerigheid kweek as hulle hul skuldig maak aan hierdie houding van „goed genoeg,'' wat die kanker van ons industriële lewe is? Dit bederf dikwels ons kanse as 'n uitvoerende nasie. Motoriste vind dit tot hulle skade uit in hulle ervarings met ons motorgarages.

Dis deur die gebruik van die regte methodes by die onderwys dat die skool die beste kan kompenseer vir die heersende laksheid (gebore uit ons pionierstadium) van 'n „dons-maar-op'' en „goed-genoeg'' manier van werk, en ons volk kan oriënteer

in die nuwe industriële regime waarin konkurrensie so straf is dat enige verslapping in deeglikheid en doeltreffendheid gewisse ondergang beteken.

Dit is op dié manier wat die grondslag gelê word vir dié geesteshoudings of disposisies waarop ons nasionale voorspoed en geestelike ideale gebou kan word.

*Tweetaligheid.*

Die kompenserende invloed van die skool kom ook in werking deur die aankweek van tweetaligheid. Ons het hierbo daarop gewys hoe die feit dat baie van hierdie mense onvoldoende vertroud was met Engels, die plattelandse seun en dogter in die verlede verhinder het om in die industrie en die handel te gaan en sodoende aan die *nemesis* te ontkom wat so baie oorval het as gevolg van 'n blindelingse en angsvallige vasklemming

**Tabel 91. — Tweetaligheid.**

| | Punte in Woordeskat | | |
|---|---|---|---|
| | Afr. | Eng. | Totaal |
| A. *Engels-sprekende kinders* | | | |
| Engelse skole (Grahamstad en distrik, Durban) | 18.9 | 39.4 | 58.3 |
| Kinders in klasse met Engels-medium in skole met dubbele medium (Transvaal, Kaappr. en Natal) | 29.4 | 34.7 | 64.1 |
| Totaal | 24.3 | 36.3 | 60.6 |
| B. *Afrikaans-sprekende kinders.* | | | |
| Kaapse plattelandse skole | 33.6 | 21.6 | 55.2 |
| Transvaalse plattelandse skole | 31.8 | 19.6 | 51.4 |
| Namakwaland (meestal kinders in koshuise vir behoeftiges) | 32.1 | 18.2 | 50.3 |
| Skole in die Karo en die Kaapse Kusstreek | 36.2 | 23.8 | 60.0 |
| Arm Skole in Karo-dorpe | 25.7 | 19.0 | 44.7 |
| Skole met dubbele medium in Transvaal, Kaappr. en Natal | 36.1 | 24.6 | 60.7 |
| Skole met Duitse kinders (Natal en Kaapprov.) | 23.7 | 25.9 | 49.6 |
| Stadskole (Kaapstad, Port-Elizabeth, Rand, Pretoria) — meerderheid arm. | 32.9 | 25.8 | 58.7 |

aan hulle onbestaanbare stukkies grond. Ons gee in Tabel 91 die uitslag van die Engelse en Afrikaanse Woordeskattoetse gebaseer op die „standaard''-punte deur kinders van 10 — 14 jaar in verskillende types van skole behaal. Die punte vir Engels en vir Afrikaans is vergelykbaar.

Die volgende is 'n paar konklusies wat uit die bo-staande resultate getrek mag word:—

(a) In skole met dubbele medium (d.i. paralleklasse vir die twee voertale) bereik die kinders 'n hoër peil van tweetaligheid as in skole met net een medium.

(b) Die Engels van kinders in streke waar buite die skool geen Engels gehoor word nie, b.v. in Namakwaland en in die meeste buiteskole in Transvaal en die Kaapprovincie is omtrent net so swak as die Afrikaans van kinders in streke waar buite die skool geen Afrikaans gehoor word nie, b.v. in Grahamstad en Durban. In die laaste geval staan Engels aansienlik hoër as Afrikaans in die eerste; waarskynlik deurdat daar in die laaste geval in die geheel (1) beter opvoedingsgeriewe, en (2) beter huislike en ekonomiese toestande bestaan.

(c) Uit al hierdie resultate blyk die groot gewig van die toevallige opvoeding buite die skool. Hiervan behoort gebruik gemaak te word en kosbare tyd by die taalonderrig bespaar te word. In stedelike centra en dorpe, waar daar 'n kans is om buite die skool Engels te hoor, is die Engelse woordeskat van Afrikaanssprekende kinders betreklik uitgebreid. Die dorpskind het hier 'n groot voorsprong op die plattelandse kind wat in 'n suiwer Afrikaanse omgewing verkeer. In die buiteskole is die voertaal by die onderwys Afrikaans dwarsdeur. Die enigste Engels wat so'n kind hoor, is gedurende die Engelse les uit die mond van die onderwyser, wat dit gewoonlik nie te goed praat nie. Hy is self dikwels 'n produk van so'n eentalige buiteskool. Gedurende sy opleidingsperiode is sy oefenlesse deur Engels-medium onvoldoende om meesterskap oor, en liefde tot Engels as 'n vak te kry. Hy gaan uit as onderwyser, en daar, in 'n volstrek homogene Afrikaanse omgewing, staan hy as die enigste bron van Engels vir daardie kinders, wat in hulle beperkte skoollewe geen ander sal hoor nie. 'n Ontleding van ons resultate volgens afsonderlike skole toon dat die Engelssprekende kind in die stad 'n veel groter kans het om beter tweetalig te word — en dit ook vinnig word — as die Afrikaanssprekende kind op die platteland, omdat hulle in die groot stadskole 'n specialis-onderwyser in Afrikaans kan bekostig wat goed in die vak deurknee is. Deur hom kan kinders tenminste hoop om agting en liefde vir daardie taal te kry.

z

Een van twee: óf alle industrie en handel in Suid-Afrika moet suiwer Afrikaans word—iets wat onwaarskynlik is, daar Engels in die handel feitlik internasionaal is—óf die Afrikaanssprekende seun en dogter moet voldoende vaardig in Engels word, sodat hulle nie met 'n minderwaardigheidsgevoel in 'n besigheidsbetrekking hoef te gaan wanneer hulle met die stadskind in konkurrensie tree nie.

Die koms van die draadloos bring onnoemlik veel moontlikhede nie alleen om die plattelandse kind Engels te leer nie, maar ook om die hele landelike bevolking in aanraking met die beskawing te hou en om te verhinder dat hulle kultureel en ekonomies bly stilstaan—soos hulle in die verlede gedoen het.

*Lees as kompenseermiddel: Skoolbibliotheke.*

Verreweg die grootste middel tot kompensasie vir die beperking van enige beroep en enige omgewing bestaan in *lees.* Die geskrewe woord in die vorm van boeke en tydskrifte het 'n mag om ons volk in sy geheel, en die plattelandse bevolking in die besonder vooruit te help, wat tot nog toe byna in 't geheel nie ontwikkel is nie. Ons volk is nie 'n lesende volk nie. Ons voortrekkerstradisies en ons klimaat het die ontwikkeling van ontspanning binnenshuis, soos met boeke gevind kan word, teëgewerk. In ons klimaat met sy baie dae van onafgebroke sonskyn luister ons na die lokstem van die lewe daarbuite in die natuur, en om binne die huis ons aandag te koncentreer val vir ons moeiliker as vir dié mense wat onder die loodgrys lug van Europa woon en deur die ingekerkerde dae van die Amerikaanse koue seisoen moet heenworstel.

En verder, ten gevolge van die vroeër politiek van verengelsing, die skraalheid van skoolbibliotheke en die idee dat 'n boek òf 'n Bybel òf 'n leerboek is, het ons onderwysstelsel nie daarin geslaag om by ons mense leeslus aan te kweek nie. Dit bestaan feitlik nie in ons plattelandse gemeenskappe nie, waar die behoefte daaraan altyd die grootste gewees het.

Ek het 'n uitgebreide ondersoek ingestel nie alleen na skoolbibliotheke nie, maar ook na die leesstof waarmee kinders thuis en op skool onder alle stande van die maatskappy en in alle dele van die land in aanraking kom. Die uitslag daarvan is te veelomvattend om hier volledig gegee te word.

Enkele van die resultate het ons reeds gegee in Tabelle 64 en 65 op bl. 212 *et seq.* Hier gee ons nog 'n paar meer.

Die betreklik gunstige posisie van die Kaapprovincie is te danke aan die vooruitsiende politiek van sir Thomas Muir, wat

**Tabel 92. — Tabel aantonende die afwesigheid van skoolbibliotheke in verhouding tot die ekonomiese toestand van die omgewing.**

| Ekonomiese toestand van omgewing | Kaap. % | Natal % | Transv. % | O.V.S. % | Totaal % |
|---|---|---|---|---|---|
| *Percentasie skole sonder enige bibliotheekboek.* | | | | | |
| A. Goed | 5.3 | 20.0 | 27.2 | 24.2 | 16.7 |
| B. Gemiddeld | 9.3 | 25.8 | 23.7 | 15.7 | 15.7 |
| C. Arm | 12.6 | 42.8 | 42.2 | 29.9 | 26.4 |
| Totaal | 9.7 | 27.7 | 30.3 | 21.9 | 19.2 |
| *Percentasie skole sonder enige Afrikaanse boek in bibliotheek.* | | | | | |
| A. Goed | 12.8 | 20.0 | 33.8 | 23.4 | 22.5 |
| B. Gemiddeld | 18.1 | 58.9 | 29.3 | 15.9 | 23.7 |
| C. Arm | 22.5 | 100.0 | 46.7 | 28.6 | 33.7 |
| Totaal | 18.6 | 61.8 | 35.7 | 21.4 | 26.5 |

in 1892 'n begin met skoolbibliotheke gemaak het en in 1914 al meer as 2,000 oor die hele Kaapprovincie gestig het (sien bl. 35 hierbo). Baie van die skole wat ek by hierdie opname besoek het, het egter maar net in naam 'n bibliotheek gehad; want die enigste boeke wat ek daar gesien het, was ou stowwerige oorblyfsels uit dr. Muir se tyd, wat geen kind in die skool ooit lees nie. Buitendien was dit meestal Engelse boeke. Maar tog, die tradisie wat hy geskep het, was goed en word ook aangetoon deur die feit dat die Kaapprovincie ook die geringste aantal skole sonder Afrikaanse boeke het.*

Let op die noue betrekking tussen die ekonomiese toestand en die leesstof, d.i. dat die armste omgewings die slegste bedeel is met boeke. Dit is daaraan te wyte dat die onderwysers in daardie arm omgewings oor die geheel van 'n swakker kwaliteit is. Al ons gegewens wys aan dat die toestand van die skoolbibliotheek byna geheel en al van die kaliber van die onderwyser in daardie skool afhang (sien Tabelle 64 en 65, bl. 212 hierbo).

In Tabelle 93 en 94 gee ons 'n verdere ontleding van die skoolbibliotheke in die 4 Provincies.

---

* In 1930 het die A.C.V.V. 'n opname gedoen van 741 laer en plaasskole in die Kaapprovincie en het 17.8% sonder enige bibliotheekboek gevind. In dieselfde jaar het die O.V.V. 'n dergelyke opname in die Oranje-Vrystaat gedoen en 40.8% van die skole sonder bibliotheek gevind.

Hierdie resultate is op dieselfde manier ook afsonderlik uitgewerk vir al die verskillende streke van die Unie, maar dit sal ons te ver voer om dit hier weer te gee.

Dit is 'n veelbetekenende sowel as 'n verontrustende feit dat meer as die helfte van al die skole in die Unie nie 'n nuusblad of tydskrif sien nie (Tabel 94 (a)). Dit is verteenwoordigende skole, deur die inspekteurs uitgesoek. En soos die syfers aantoon, is dit juis in die arm streke en by die plattelandse gemeenskappe, waar boeke en tydskrifte die meeste nodig is, dat daar so 'n skaarste aan leesstof bestaan.

Ek het meer as 15,000 kinders in verskillende types van skole (meestal Afrikaans-sprekend) gevra om vir my op te skryf

**Tabel 93.—Die gemiddelde aantal bibliotheekboeke per onderwyser in verhouding tot die ekonomiese toestand van die omgewing.**

| *Ekonomiese toestand van omgewing* | Kaap P. | | Natal | | Transvaal | | O.V.S | | Totaal | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| | Afr. | Eng. & Afr. | Afr. | Eng. & Afr. | Afr. | Eng. & Afr. | Afr. | Eng. & Afr. | Afr. | Eng. & Afr. |
| A. Goed | 12.0 | 61.7 | 5.0 | 35.0 | 6.8 | 24·5 | 18.0 | 55.0 | 10.5 | 49.3 |
| B. Gem. | 11.4 | 57.1 | 0.0 | 15.0 | 7.4 | 20.7 | 24.2 | 58.6 | 10.3 | 40.1 |
| C. Arm | 10.2 | 48.9 | 0.0 | 22.5 | 1.5 | 5.2 | 17.1 | 43.0 | 7.2 | 28.6 |
| Totaal | 11.1 | 55.8 | 0.0 | 16.4 | 5.6 | 16.7 | 21.7 | 53.4 | 9.4 | 38.7 |

**Tabel 94.—(a) Die percentasie skole aantonende wat geen koerante of tydskrifte ontvang nie.**

| Ekon. toestand van omgewing | Kaappr. | Natal | Transvaal | O.V.S. | Totaal |
|---|---|---|---|---|---|
| A. Goed | 34.5 | 0.0 | 35.0 | 51.8 | 36.4 |
| B. Gemiddeld | 60.2 | 35.4 | 43.4 | 49.4 | 51.9 |
| C. Arm | 63.2 | 12.5 | 54.8 | 51.8 | 57.8 |
| Totaal | 57.3 | 28.3 | 45.4 | 50.6 | 51.3 |

**(b) Gemiddelde aantal koerante en tydskrifte per onderwyser.**

| | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| A. Goed | 2.04 | 7.00 | 2.00 | 0.97 | 2.00 |
| B. Gemiddeld | 0.83 | 3.17 | 1.32 | 1.03 | 0.96 |
| C. Arm | 0.79 | 3.50 | 0.91 | 0.97 | 0.86 |
| Totaal | 0.87 | 3.38 | 1.25 | 0.99 | 0.97 |

(a) die name van al die boeke, tydskrifte en koerante (Engels en Afrikaans) wat hulle kon onthou dat hulle in hulle ouers se huise gesien het, en (b) die name van al die boeke, tydskrifte en koerante (Engels en Afrikaans) wat hulle al ooit in hulle lewe gelees het (uitgenome hulle skoolleerboeke). Hulle het soveel tyd en ruimte gekry om dit op te skryf as hulle nodig gehad het. Ofskoon die boeke deur die kinders genoem, in 't geheel nie opgevat is as 'n volledige en noukeurige weergawe van die boeke wat werklik in hulle huise aanwesig was nie, het dit tog in elk geval aangedui watter boeke in die lewe van die kind 'n rol speel. Hulle het ook 'n baie waardevolle *relatiewe* betekenis by die vergelyking van groepe en gemeenskappe. In baie gevalle, veral in die armer plattelandse streke, was die Bybel en die „Gesangboek'' of „Katechisasieboek'' die enigstes wat die kinders kon noem.

Tabel 95 gee maar net die resultate in totaal, ofskoon die uitslag in die geval van die afsonderlike gemeenskappe in werklikheid meer sprekend is. Die Bybel en godsdienstige boeke is vermeld as aanwesig in die huise van 61 percent van die gevalle en as gelees in 13 percent van die gevalle. 22 percent het Engelse boeke thuis gehad, en 48 percent het dit gelees (natuurlik ook uit die skoolbibliotheek). 45 percent het Hollandse of Afrikaanse boeke in huis gehad, en 74 percent het dit gelees. (Dit was natuurlik oorweënd Afrikaans-sprekende kinders.)

Nuusblaaie was in 40 percent van die huise en is deur 12 percent gelees. *Die Huisgenoot* in 22 percent en deur 16 percent gelees. *Die Kerkbode* in 16 percent van die huise en deur 5 percent gelees. Ander godsdienstige blaaie in 16 percent van die huise en deur 5 percent gelees. *The Outspan* in 8 percent van die huise en deur 4 percent gelees. Landbou-tydskrifte in 9 percent van die huise en deur 2 percent gelees. Onder die boeke en tydskrifte deur die kinders gelees is natuurlik dié uit die skoolbibliotheek sówel as dié uit die huis begrepe. Langenhoven se boeke is vermeld onder dié wat meer dikwels gelees word as enige ander boek, die Bybel ingeslote. *Die Huisgenoot* het naas Langenhoven waarskynlik die meeste daartoe bygedra om die Afrikaanse kinders aan die lees te kry. Die foto's van onderwerpe van die dag en selfs die advertensies in *Die Huisgenoot* het 'n opvoedende werking gehad deurdat dit hulle blik verruim het en deurdat dit by hulle 'n belangstelling in gebeurtenisse in ander dele van die wêreld opgewek het wat van onskatbare waarde is. Natuurlik het daar met die koms van populaire leesstof in Afrikaans onder die jongspan 'n ongekende belangstelling in lees ontstaan. 'n Mens kan alleen maar hoop

**Tabel 95. — Aantal Boeke gelees deur Leerlinge—Alleen in Primaire Standerds (I—VI).**

| Soort Skool | Aantal Gevalle | Aantal Afrikaanse Boeke gelees. 0 | 1 | 2 | 3 | 4 | 5 | 6 | 7 | 8 | 9 | 9+ | Totaal | Gem. aantal Afr. boeke gelees per kind | Gemid. Afrik. Woordesk. | Aantal Engelse Boeke gelees. 0 | 1 | 2 | 3 | 4 | 5 | 6 | 7 | 8 | 9 | 9+ | Totaal | Gem. aantal Eng. boeke gelees per kind |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| | | % | % | % | % | % | % | % | % | % | % | % | % | | | % | % | % | % | % | % | % | % | % | % | % | % | |
| 1. Bulteskole, Transvaal | 509 | 16.7 | 20.3 | 22.2 | 17.5 | 12.0 | 6.9 | 2.0 | 1.8 | — | .5 | .2 | 100 | 2.6 | 32.0 | 80.4 | 11.6 | 4.1 | 2.5 | .8 | .2 | .2 | .2 | — | — | — | 100 | .6 |
| 2. Bulteskole, Kaapprovinsie | 445 | 18.7 | 19.1 | 16.4 | 16.9 | 9.4 | 9.4 | 5.4 | 2.0 | 2.0 | .7 | — | 100 | 2.7 | 33.4 | 59.1 | 19.8 | 8.5 | 7.9 | 1.6 | 2.0 | 1.1 | — | — | — | — | 100 | 1.5 |
| 3. Namakwaland | 957 | 11.8 | 14.3 | 17.3 | 17.9 | 15.3 | 10.8 | 6.4 | 2.8 | 2.0 | 1.1 | .3 | 100 | 3.4 | 33.6 | 56.8 | 10.2 | 13.4 | 8.2 | 3.6 | .9 | .5 | .4 | — | — | — | 100 | .9 |
| 4. Karo-Dorpe en Kusstreek-Dorpe | 873 | 17.0 | 20.8 | 24.4 | 17.1 | 10.8 | 5.0 | 2.9 | 1.0 | .7 | .1 | .2 | 100 | 2.6 | 33.0 | 37.7 | 19.7 | 16.2 | 10.5 | 6.9 | 3.6 | 2.4 | 1.6 | .9 | .5 | .1 | 100 | 1.6 |
| 5. Randse en ander Stedelike Skole | 1,548 | 15.9 | 20.0 | 19.9 | 16.0 | 11.6 | 7.7 | 4.5 | 2.5 | 1.4 | .2 | .3 | 100 | 2.7 | 31.8 | 37.3 | 23.4 | 16.5 | 9.9 | 7.1 | 3.2 | 1.6 | .4 | .5 | — | .1 | 100 | 1.6 |
| 6. Transvaalse Bosveld en Laeveld-Dorpe | 1,260 | 11.3 | 16.7 | 22.4 | 15.6 | 15.9 | 9.4 | 3.9 | 2.4 | .9 | .7 | .8 | 100 | 3.0 | 34.2 | 50.1 | 23.4 | 13.2 | 7.9 | 3.6 | 1.3 | .2 | — | .2 | .1 | — | 100 | 1.0 |
| 7. Armblankene-dersettings (Kerk en Staat) | 557 | 16.0 | 14.0 | 20.6 | 17.8 | 12.9 | 9.7 | 4.1 | 1.8 | 1.4 | .4 | 1.3 | 100 | 3.0 | 33.3 | 66.6 | 19.7 | 8.8 | 3.6 | 1.1 | .2 | — | — | — | — | — | 100 | .6 |
| 8. Unie-Departement-Beroepskole | 526 | 14.6 | 7.4 | 14.8 | 14.1 | 14.3 | 13.5 | 8.0 | 5.7 | 4.0 | 2.7 | .9 | 100 | 3.9 | 41.7 | 17.7 | 14.8 | 20.2 | 17.1 | 10.5 | 5.9 | 7.6 | 3.1 | .9 | 1.1 | 1.1 | 100 | 2.9 |
| 9. Delwerye | 230 | 24.3 | 23.1 | 16.5 | 18.7 | 5.7 | .4 | .9 | — | — | — | .1 | 100 | 1.8 | 30.7 | 75.7 | 15.7 | 6.5 | 1.3 | .4 | — | .4 | — | — | — | — | 100 | .8 |
| Totaal | 6,905 | 15.1 | 17.7 | 20.1 | 16.6 | 12.8 | 8.5 | 4.4 | 2.3 | 1.4 | .6 | .5 | 100 | 2.9 | — | 49.1 | 19.6 | 13.3 | 8.5 | 4.7 | 2.2 | 1.4 | .6 | .3 | .2 | .1 | 100 | 1.0 |

dat die kwaliteit en nie maar net die kwantiteit van die Afrikaanse literatuur saam met die aanvraag sal toeneem. Dit is, goed beskou, die enigste manier waarop 'n mens daarin kan slaag om die intellektuele lewe van die plattelandse bevolking op 'n blywende wyse op te hef. Dit is die manier waarop biskop Grundtvig die Deense volk nie alleen kultureel nie, maar ook ekonomies opgehef het, deur vir hulle die skoonheid van hulle eie moedertaal as 'n voertuig van gedagte, gevoel en krag op die platteland te toon.

Hoe bedroef min boeke die kinders lees, word in Tabel 95 by wyse van 'n distribusietabel getoon, waaruit te sien is watter percentasie boeke die kinders in die laer skole (Standerds II-VI) van sekere gemeenskappe lees. As 'n mens die eerste reël, Transvaalse Buiteskole, beskou, beteken die syfers dat ons die uitslag van 509 gevalle getabelleer het; 16.7% van hulle kon nie 'n enkele Afrikaanse boek, koerant of tydskrif noem wat hulle gelees het nie. 20.2 percent het een boek genoem; 22.2 percent twee boeke; ens. Die gemiddelde aantal Afrikaanse boeke wat per kind gelees is, is 2.6. Die gemiddelde Afrikaanse woordeskat van hierdie kinders was 32 („Standaard"-punte). Die tweede helfte van die bladsy gee die distribusie van gelese *Engelse* boeke. 80.4 percent van die Transvaalse plattelandse skoolkinders kon hulle nie herinner of hulle, behalwe hulle skoolboeke, ooit in hulle lewe 'n Engelse boek gelees het nie. 11.6 percent het net een boek gelees, en so voort. Die gemiddelde aantal Engelse boeke per kind bedra .6. Dit is, hierdie kinders kon onthou dat hulle gemiddeld minder as een Engelse boek in hulle lewe gelees het. Die beroepskole van die Unie-Departement staan hoog omdat daardie kinders, ofskoon 'n groot aantal van hulle nog maar in laerskoolstanderds is, ouer en ryper vir hulle standerds is as die kinders van die gewone provinciale laer skool. Waar *Die Huisgenoot* genoem is, daar is dit vir drie boeke gereken, daar dit 'n weeklikse tydskrif is, wat sekere skole gereeld kry, en wat leesstof bevat gelyk aan wat in gewone storieboeke en romans gevind word, benewens artikels van algemene belang.

Die beter klas Engelse boeke en tydskrifte egter open verskiete wat geen Suid-Afrikaanse kind dit kan bybring om te ontbeer nie; en die feit dat die helfte van die kinders in laer skole met 'n oorweënd Afrikaans-sprekende bevolking hulle nie kan herinner dat hulle ooit 'n Engelse boek of koerant gelees het nie, laat baie duidelik die behoefte uitkom aan die kompenserende funksie van ons skole ten opsigte van die bevordering van tweetaligheid. Inderdaad is die hele distribusietabel 'n kritiek op die methodes wat ons skole volg om by kinders van die begin

af leeslus in albei landstale op te wek.

Daar is 'n korrelasie van + .59 ± .05 tussen die aantal Afrikaanse boeke wat die kinders gelees het en hulle puntetal vir Afrikaanse woordeskat.

As 'n mens sien watter uitstekende werk sommige onderwysers doen deur 'n bibliotheek van geskikte boeke en tydskrifte op te bou, dan besef 'n mens hoeveel 'n skool sonder 'n bibliotheek werklik mis. Daar is onderwysers wat persoonlik op 'n aantal interessante tydskrifte inteken en hulle tot beskikking van die skool stel. Daar is waarskynlik geen enkele aanduiding van 'n gesonde manier van onderwys wat meer van betekenis is as dit nie. Die volgende korrelasie-koëfficiënte, bereken volgens die formule van Bravais-Pearson uit gegewens van honderde (meestal Afrikaans-sprekende) skole, bewys dit: Die korrelasie tussen die punte vir Afrikaanse woordeskat en die aantal tydskrifte waarop ingeteken is (a) deur die onderwysers alleen, en (b) deur die onderwyser en die skool gesamentlik, is + .63 en + .66 respektiewelik; die punte vir Engelse woordeskat korreleer + .74 + .75 met (a) en (b) respektiewelik. Die aantal Afrikaanse boeke deur die kinders gelees korreleer + .73 en + .75; en die aantal Engelse boeke deur die kinders gelees korreleer + .54 en + .54 onderskeidelik met (a) en (b).

Deur heel ons opvoedingstelsel heen, van onder tot bo, word die buitengewoon grote belangrykheid van bibliotheke nie genoegsaam ingesien nie. Wat betref ons skole kan ons ook sê: „Minder personeel en meer boeke. Liewer een onderwyser met 'n geskikte bibliotheek as twee onderwysers daarsonder!'' Hierdie woorde van die Sekretaris vir Unie-Onderwys in sy Jaarrapport vir 1930, wat vir sommige lesers 'n oordrywing mag lyk, word letterlik bevestig deur die uitslag van my ondersoek.

En as ekself 'n algemene gevolgtrekking mag waag, sou ek sê dat as 'n onderwyser daarin geslaag het om die gees van 'n kind te deurdring met 'n ware leeslus, hy so'n kind te eniger tyd uit die skool kan wegstuur en voel dat hy hom, wat die kompenserende taak van die skool betref, 'n deeglike opvoeding gegee het. Dan, en dan alleen, sal daardie opvoeding die karakter dra van *aktiwiteit wat tot verder aktiwiteit lei* (om die woorde van John Dewey oor te neem). Daardie kind kan aan homself oorgelaat word, en hy sal homself verder opvoed. Maar in hoeveel gevalle slaan die koorsagtige bedrywigheid van die skool kort voor 'n examen nie oor in 'n doodse onverskilligheid op die gebied van die boeke, sodra die examen afgeloop en die kind uit die skool is nie!

Alleen wanneer die bewussyn van die waarde en die genot van lees by die jeug deurgedring het, kan die *opvoeding van*

*volwassenes* ooit blywende resultate by 'n volk oplewer.

Die volle betekenis van hierdie kompenserende sy van die opvoeding kan eers reg gesien word as ons kom tot die opvoeding van volwassenes. Persoonlik hou ek nie van die term „opvoeding van volwassenes'' nie. Ek sou dit liewer *voortgesette onderwys* wil noem. Maar hoe dit ook al mag wees, daar is vandag baie volwassenes wat in hulle kinder- en jongelingsjare verstoke was van opvoedingsgeleënthede, en wat nou, as hulle die kans het, graag daardie tekortkoming sou wil goedmaak.

Die „Village Colleges'' wat nou in Engeland, te Lawston, Cambridgeshire, opgerig word, al die instellinge vir voortgesette onderwys in Amerika wat Dorothy Canfield Fisher beskryf in haar boek: *Why stop Learning?,* die Deense Volkshöheschule, ens., getuig almaal van hierdie behoefte.

As ons maar net kan breek met die tradisionele opvatting van die opvoeding dat dit eindig wanneer die skoolonderwys eindig, en van die opvatting dat al wat 'n kind behoort te weet, saamgepers moet word in die kort tydjie wat ons die skoolgaande leeftyd noem! Ons prop die leerplanne voller en voller sonder om rekening te hou met die vraag of die kind dit alles wel in hom kan opneem of nie! Daar is 'n aantal vakke, veral in ons skoolleerplanne, wat deur die manier waarop hulle onderwys word (geskiedenis is een daarvan) ongeskik is vir die gees van 'n opgroeiende kind, eenvoudig omdat hy nie die lewenservaring het om hulle betekenis te vat nie. 'n Mens vra homself dikwels af of, goed beskou, die plan van biskop Grundtvig nie maar die beste is nie; nadat die Deense seun sy laerskoolopvoeding voltooi het, gaan hy werk en leer sy werk deur konkrete ervaring daarvan. Later, as hy die volwasse leeftyd bereik en ryper geword het, omdat hy homself in die konkrete maatskaplike en ekonomiese struktuur van die lewe gesien het, sit hy sy formele opvoeding voort deur middel van die Deense Volkshöheschule, waar hy onder die beste en inspirerendste onderwysers van die land die lewensfilosofie leer wat in die literatuur, die geskiedenis en die wetenskap te vinde is.

Nie alleen aan die sogenaamde kulturele en algemene kant moet die opvoeding van volwassenes 'n belangryke rol vervul nie, maar dit kan en moet ook sterk spesifiek wees en hom help om op 'n meer doeltreffende manier sy brood te verdien. Deur middel van 'n sorgvuldig georganiseerde stelsel van volksvoorligting, wat nie alleen oor landbou handel nie, maar ook die vernaamste werksaamhede van die plattelandse bestaan behels, veral ook aan die kommersiële kant (b.v. eenvoudige boekhoudingsrekenkunde, waarin ons boere dikwels jammerlik tekortskiet) sal die opvoeding help om die plattelandse lewe ook voor-

*Opvoeding gerig op intelligente aanpassing.*

deliger sowel as ryker aan kulturele ervaring te maak.

In die voorgaande het ek nadruk gelê op twee belangryke funksies van die opvoeding: (a) opvoeding gerig op *beheersing* en (b) opvoeding as *kompensasie.* Daarmee wil ek geensins te kenne gee dat hierdie twee begrippe onafhanklik van mekaar staan nie. Dit is maar net twee verskillende maniere om die opvoedingsproces te beskou ten einde twee belangryke maar verwaarloosde kante van een en dieselfde werk te laat uitkom. Die kompenserende funksie van die opvoeding sal, as dit enigsins slaag in sy doel, die individu help om ook sy omgewing beter te kan *beheers.* Die Deense onderwys is hiervan 'n pragtige voorbeeld. Onder die invloed van biskop Grundtvig het die belangstelling in kulturele en geestelike dinge die aanpassingsvermoë van die volk geskerp en ook hulle industriële en landboulewe heeltemaal verander. Al lyk dit dan ook so, tog is hierdie twee aspekte van die opvoeding nie heeltemaal synoniem met die eeue-oue teenoormekaarstelling van kulturele onderwys teenoor beroepsonderwys, of die jongere van opvoeding gerig op die beskikking oor vry tyd* teenoor opleiding vir werk nie. Ek hou nie daarvan om hierdie twee begrippe teenoor mekaar te stel nie. Ek glo dat principaal Jacks volkome gelyk het as hy sê: „Om die brood te verdien en om die siel te red is nie twee onafhanklike werksaamhede nie—en seer beslis nie as dit gaan om die siel van 'n beskawing nie. Hulle vorm 'n enkele en deurlopende proces, materieel genoem, as ons dit van die een kant beskou, en geestelik, as ons dit van die ander kant beskou. *'n Beskawing red sy siel deur die manier waarop dit sy daelikse brood verdien.* Die hoofoorsaak waarom die verskillende tans bestaande sielreddende ondernemings sulke skrale oogste oplewer, is daarin geleë dat hierdie elementaire waarheid algemeen oor die hoof gesien word.'' (T.a.p. bl. 230).

Hierdie twee beginsels of funksies van die opvoeding wens ek saam te vat in 'n derde afsonderlike doelwit, naamlik *opvoeding gerig op intelligente aanpassing* — dat is, 'n omgewingbeheersende aanpassing.

---

* Die byna algehele afwesigheid van ontspanningsmiddele by ons landelike bevolking en die manier waarop die meeste van ons mense op die platteland en in die besonder die armblanke hulle „vry tyd" (vernaam saands) gebruik, gee 'n verhoogde raakheid aan die nogal geestige definisie van *vry tyd* wat Principaal Jacks gee: „Vry tyd is dié deel van 'n mens se lewe waarin die worsteling tussen wit en swart engele om die besit van sy siel met die grootste hewigheid aangaan."

Dit beteken dat die aanpassing nie net passief maar ook *aktief* moet wees. Nie alleen moet die individu hom aan 'n veranderde omgewing skik nie, maar hy moet ook sy omgewing beheer en verander teneinde aan die behoeftes van 'n nuwe tyd te voorsien en aan die eise van nuwe ideale te voldoen. Die fout met baie van ons mense wat later armblankes geword het (en nog word) is juis dat hulle hulle te maklik aan hulle omgewing skik. Hulle word dus maklik 'n prooi van omstandighede omdat dit bloot passiewe aanpassing tot en nie 'n aktiewe beheer van die omgewing is nie.

Die opvoeding gerig op beheersing moet nie te spesifiek en beperk wees nie, omdat die lewe so snel verander dat daar voortdurend nuwe aanpassings moet plaasvind. Die indiwidu moet *groei as 'n persoon*. Hier kom die kompenserende funksie van voorgesette onderwys te pas. Wel beskou is daardie opvoeding wat 'n kind op skool kry, 'n middel waardeur die maatskappy op 'n tydbesparende manier probeer om die kind iets te gee van die opgegaarde ervaring van die ras en om op dié manier sy eie beperkte lewenservaring aan te vul. Hierdie ervaring van die ras is gekristalliseer tot „vakke" — soos stukke wat uit die ervaring van verbygegane generasies uitgesny is en dikwels gans en al uit verband met die huidige lewe is, sodat dit die kind maar karig van middels voorsien om die snelvloeiende hedendaagse lewe te interpreteer. Tensy die onderwyser op doeltreffende wyse die rol van 'n profeet speel om die rigting waarin hierdie altyd sneller gaande maatskaplike en industriële verandering hom beweeg, te kan voorsien, sal veel van sy onderrig nutteloos wees.* Inderdaad, ek is oortuig daarvan dat die dag sal kom wanneer die opleiding wat ons 'n kind in die skool gee, beskou sal word as die kleinste helfte van die opvoeder se plig, en die werk

---

* „Die vraag na nuwe geriewe en werkwyses skep nuwe industrieë, terwyl agteruitgang in ander rigtings ou industrieë hulle bedrywigheid laat staak. Geskoolde ambagsmanne kan nooit seker wees dat nog voordat hulle die middelbare leeftyd bereik het, 'n nuwe uitvindsel of masjien nie hulle bedrewenheid nutteloos sal maak nie. Nuwe beroepe word voortdurend geopen en vra ongewone talente. Weinig in aantal is inderdaad die families waarin dieselfde werksaamheid nou nog onafgebroke van geslag op geslag oorgelewer word. Alle industrie word dynamies, veranderlik, en vereis vir sy ontwikkeling buitengewone hoedanighede van wakkerheid, beweeglikheid en vernuf. Roetinebekwaamheid is selde voldoende; aanpassingsvermoë is die eerste vereiste om iets te bereik." — Charles Beard: *A Charter for the Social Sciences*, bl. 32. American Historical Association. Scribner. 1932.

daaraan verbonde as die minste eis wat aan die opvoeder gestel word. In 'n beskawing wat so swanger gaan met verandering as ons beskawing, kan geen processe wat alleen op die jeug gerig is as opvoedkundig voldoende beskou word nie.

Die vraag mag opkom, wat al hierdie nadruk op opvoeding van volwassenes met die armblankekwessie te doen het. My antwoord is: alles. 'n Mens hoor so dikwels die bewering dat die armblanke reddeloos verlore is. Net maar sy kinders kan gered word. Dit is volstrek nie 'n algemene feit nie. Ons het ruimskoots getuienis dat volwassenes, wat in heeltemaal nuwe toestande verplaas word, as hulle tot die insig kom dat hulle nou „daarvoor staan'' en die regte, speeefieke prikkels en 'n bietjie leiding kry, in staat is om te leer en hulleself aan te pas. Dit word telkens weer opgemerk in die geval van mense wat hulle lewelank aan die landbou gewoond was en nou in die stad in die industrie werk aanvaar.

Uit die gebied van die sielkundige ondersoek kom 'n nuwe steun te voorskyn vir hierdie idee wat ek omtrent die *opvoeding as 'n gestadige ontwikkeling* of *groei* het. Die populaire onbewese opinie het beweer dat die kinderjare die beste so nie die enigste tyd is om te leer — in 't kort, wat Hansie nie leer nie sal Hans nie ken nie.

Prof. Thorndike van Teachers' College, Columbia Universiteit, het kort gelede op grond van 'n uitgebreide ondersoek tot die gevolgtrekking gekom dat die vooruitsig vir volwassenes om te leer baie meer hoopvol is as wat algemeen veronderstel word. Dit blyk dat die bekwaamheid om te leer stadig toeneem tot ongeveer op 22-jarige leeftyd, op daardie hoogte ongeveer vyf jaar bly staan en dan stadig afneem met sowat 1% per jaar. Op hierdie basis kan 'n man van 37 jaar net so maklik leer as sy seun van 20, terwyl een van 60 in bekwaamheid om te leer gelykstaan met sy seun van 14. Hierdie syfers het net betrekking op suiwer psychologiese bekwaamheid. As ons aan die ouer persoon kennis en dikwels meer doelbewuste motiewe toeken, is die moontlikheid in sy geval nog soveel groter. Die gevolg hiervan is dat dit die uitsig op werklike onderwys aan volwassenes in die algemeen meer hoopvol maak. Die hoofsaak vir hom, net soos vir die kind, is dat hy dit moet begeer. Dit is net die punt waarin die geval van die armblanke so moeilik is: *hy begeer dit so selde.* Maar as die besondere prikkel daar is, is ek oortuig daarvan, hy sal daarop reageer.

*Dit is egter nie die onderwyser se taak alleen nie.* As ons dit wil laat slaag, moet elke instelling saamwerk: die kerk, die skool, die gesin, regeringsdepartemente, vrywillige verenigings,

industriële ondernemings, en veral die boere. Die opvoeding is 'n onafgebroke, lewenslange proces. Waar die boer wat eienaar van sy plaas is, sy verantwoordelikheid as 'n opvoeder insien, het ons skitterende resultate met die leer van volwassenes gesien. Nuwe gewoontes is aangewen nie alleen in die landbou nie, maar ook in persoonlike en familieaangeleënthede. Hele gesinne is op dié manier in hulle stand herstel en van ekonomiese en sedelike ontaarding gered, waartoe hulle sou afgesak het as hulle aan hul eie lot oorgelaat was. Ons is in hierdie land egter te geneig om na die Staat te hardloop as dit die ondersteuning van ons medemens geld. Die gevolge van so'n houding is vir almaal wat daarin betrokke was, noodlottig gewees. As elke onafhanklike boer of grootnyweraar egter in hierdie opsig sy plig as opvoeder doen, dan sal daar veel gedoen word om die kwaad in sy kiem aan te tas en die armblanke-vraagstuk automaties op te los.

Dit is in 't kort die lyne waarlangs 'n oplossing gesoek moet word. Om die specifieke besonderhede waarin die opvoeding aangewend kan word om beheersing van die omgewing te verkry of kompensasie te vind vir die tekortkomings daarvan, val nie binne die bestek van hierdie ondersoek nie. My doel is gewees om die feite vas te stel soos ek hulle gesien het en om tot besluit die algemene beginsels uiteen te sit waarop die opvoeding gegrond behoort te wees. Hierdie beginsels betref nie alleen die armblanke nie, maar die hele sociale organisme. As die laasgenoemde gaaf en gesond word, sal die eersgenoemde nie langer 'n probleem bly nie.

# BIBLIOGRAFIE.*

## Deel A. — Suid-Afrikaans.

ALBERTYN, J. R. *De Volkschool.* 12 pp. Nas. Pers, Kaapstad, 1919.

Armblankes, Konferensie oor. 1893 op Stellenbosch. Byvoegsel tot De Kerkbode, 3 Maart, 1893 en 16 Nov. 1894.

Bloemfontein Kerklike Kongres oor die Armblankevraagstuk (Pamflet) 1923.

BOEHMKE, M. *Some Social Implications of the Poor White Problem.* (S. A. Journal of Science, December, 1928).

BOTHA, J. H. *Arbeidsvraagstuk in Suid-Afrika, 1928.*

CLARKE, F. *Essays in the Politics of Education.* Juta 1923.

CASSERE & NIELD. *Problem of the Unemployed.* Central News, Cape Town 1919.

Cradock Kerklike Kongres — *Verslag oor Armblankevraagstuk,* Nov. 1916. Nas. Pers, Kaapstad.

DE KOCK. *Economic History of South Africa.* Juta 1924.

*Destitute Children:* Act 24 (Cape) 1895. To make provision for the support, apprenticeship, etc., of destitute children.

---

* Die Verslae van die *Transvaal Indigency Commission* 1906-7 en die Droogte Kommissie 1922-23 tesaam met die publikasies van Prof. W. M. MacMillan (sien hieronder) is die vernaamste van dié bydraes wat op enigsins 'n uitgebreide wyse die Armblanke Probleem in Suid-Afrika aangepak het. Wat betref die opvoedkundige aspekte daarvan is die doktorale proefskrif van Dr. Jan de Wet Keyter (in Duits uitgegee in 1930, sien hieronder) feitlik die enigste sistematiese behandeling van die onderwerp. Daar bestaan egter 'n groot aantal publikasies wat (soms terloops) aan seker aspekte van die onderwys en van die ekonomiese lewe van Suid-Afrika raak — op so'n manier dat hulle indirek betrekking op die armblankevraagstuk het.

In *Deel A* van hierdie bibliografie word sommige van hierdie werke genoem. Daar is egter 'n baie meer volledige lys van publikasies wat oor die geskiedenis en huidige toestand van onderwys in Suid-Afrika gaan, te vinde in die skrywer se *Education in South Africa 1652—1922.* Daar word oor die 800 werke aangegee. Hoewel meeste hiervan gebruik is in verband met hierdie ondersoek ag ons dit nie nodig om die lys hier te herhaal nie.

*Deel B* bevat seker uitgesoekte boeke wat tot hulp mag wees vir diegene wat 'n studie wil maak van onderwys as 'n red- of voorbehoedmiddel in verband met daardie gebrekkige sociale en ekonomiese aanpassings wat feitlik die armblanke probleem uitmaak. Hier word veral aandag bestee aan die probleme in verband met onderwys op die platteland, vertraging en beroepsleiding.

Die leser word ook verwys na die lyste boeke in die verslae van die ander navorsers.

Duerden, J. E. *Social Anthropology in South Africa: Problems of Race and Nationality.* (S. A. Journal of Science, Dec. 1921).

Fick, M. L. *Intelligence Tests in S. A. Schools* (Articles in Social and Industrial Review, Feb., Mar., Oct., 1927 and Aug. and Sept. 1929).

*Intelligence Test Results of Poor White, Zulu, Coloured and Indian School Children, and the Educational and Social Implications.* (S. A. Journal of Science, Dec 1929).

Grosskopf, J. F. W. *Ons Boerdery-grond en sy Gebruikers.* 1931.

Hofmeyr, Jan H. *South Africa.* Beun 1931.

Hofmeyr, G. M. *Die Armblanke-Kwessie ('n Pleidooi vir Wetenskaplike Behandeling).* Nas. Pers, Kaapstad 1921. 16 pp.

*'n Woordjie oor ons Armeblanke (Toespraak by Z.A.V.F. Kongres, Johannesburg, 18 Okt. 1917).* Wallachs, Pretoria. 8 bll.

Hofmeyr, Brookes, Frankel and Others. *Coming of Age: Studies in S. A. Citizenship and Politics.* Maskew Miller 1930.

Holloway, J. E. *The Origin of the Poor White Question* (Appendix 46. Final Report of the Drought Investigation Commission. U. G. 49 — '23).

Kaapprovinsie Onderwysdepartement: Pamflet No. 1. *Kostinrichtingen voor Minvermogende Kinderen. 1923.*

* Keyter, Jan de Wet. *Erziehung als Lösung des Problems der armen Angehörigen der weissen Rassen, des sog. Armblanken-Problems in der Südafrikanischen Union.* 1930. München.

Luckhoff, Ds. A. D. en andere. *Referaten by het Eeuwfeest der N. G. Kerk Synode 1924.* Z. A. Bybelvereniging, Kaapstad, 1925.

* MacMillan, W. M. *The South African Agrarian Problem.* (Central News). 1919.

*Complex South Africa.* 1930 (Faber & Faber, London).

*The Cape Colour Question.* 1928. (Faber & Faber, London).

*Bantu, Boer and Briton.* 1929. (Faber & Faber, London).

*Economic Conditions in a Non-Industrial S. A. Town.* Grahamstown 1915.

Malan, D. F. *De Achteruitgang van Ons Volk.*

*Die Groot Vlug* ("Die Burger," 10-24 Julie 1923). Nas. Pers, Kaapstad.

Malherbe, E. G. (a) *Education in South Africa 1652—1922.* 521 pp. Juta & Co., Cape Town, 1925.
(b) *Some Problems for Educational Research* (S. A. Quarterly, September 1922).
(c) *Experimental Research in S. A. Education* (The New Era, July 1927).
(d) *Education and the Poor White* (S. A. Journal of Science. Van Schaik, December 1929).

*Official Yearbooks* of the Union of South Africa. Nos. 1 — 12. Govt. Printer, Pretoria.

Orr, John. *Technical Education and Training* (Transactions of the S. A. Inst. of Electrical Engineers, April 1932). Hortors, Johannesburg.

* Report *Transvaal Indigency Commission;* 1906—08. Govt. Printer, Pretoria.

Report of Committee on *Industrial Education. 1916.* U. G. 9 — 1917. Govt. Printer.

Report of Commission on *Agricultural Education.* U. G. 26 — 1926. Govt. Printer.

* Report *Drought Investigation Commission 1922.* (Interim Report. U. G. 20—1922. Final Report. U. G. 49—1923).

Report of *Economic Commission, 1914.*

Report *Economic and Wage Commission 1925.* U. G. 14—1926.

Reports: *Education Administration Commission, Union of South Africa.*
First Report 1923 Govt. Printer (U. G. 41—1923).
Second Report 1924 Govt. Printer (U. G. 19 — 1924).

Report: *Transvaal Education Commission.* 1928.

Report *Unemployment Commission 1921* U. G. 16 and U. G. 21—'21.

Report of Committee on *Hostels for Rural Children in Town Industries.* Govt. Printing Office, Pretoria, 1927.

Report: *Select Committee on Poor Whites 1906.* (Vol. 2).

Report: *Select Committee on State of Labour Market.* Cape of Good Hope 1879.

Roberts, N. *Native Education from an Economic Point of View.* (S. A. Journal of Science 1918).

Ross, G. E. N. *Die Afrikaner in die Handel* („Die Huisgenoot," 10 Jan. 1930).

*Stellenbosch Opvoedingskongres* oor Hoe het arm kind te redden en van hem een nuttige burger te maken. (Nas. Pers, Kaapstad, 1922. 66 pp).

Walker, E. A. *The Frontier Tradition in S. A.* Oxford University Press, 1930.

Wilcocks, R. W. *The S. A. Group Intelligence Tests,* 1931.
*Intelligence, Environment and Heredity.* S. A. Journal of Science, 1931.
*On the Distribution and Growth of Intelligence.* Journal of General Psychology, April 1932.

## Deel B. — Algemeen.

*Adult Education:* Report by Adult Ed. Com. of the Board of Education. Paper No. 9, London 1927. Pamphlet No. 59. 1928.

*Adult Education in Rural Areas:* Paper No. 3 of Adult Ed. Com., London 1922.

Arp, Julius Bernhard. *Rural Education and the Consolidated School.* World Book Company 1920.

## BIBLIOGRAFIE.

AYRES. *Laggards in our Schools.* New York Survey 1913.

BAGLEY, W. C. *Education, Crime and Social Progress.* New York 1929.
*Determinism in Education.* Warwick and York 1928.

BAZELEY, E. T. *Homer Lane and the Little Commonwealth.* Allen and Unwin, 1928.

BEARD, Charles A. *A Charter for the Social Sciences* . American Historical Assoc. 1932. Scribners.

BEGTRUP, LUND, etc.: *The Folk High Schools of Denmark.* Oxford University Press 1926.

BETTS and HALL. *Better Rural Schools.* Bobbs-Merrill Company, 1914.

BLAN, L. B. *A Special Study of the Incidence of Retardation.* Teachers College New York. 1911.

BLOOMFIELD, Meyer. (Editor) *Readings in Vocational Guidance.* Ginn and Company, 1915.

BODE. *Modern Educational Theories.* MacMillan 1927.

BRIGGS, Thos. H. *The Great Investment: Secondary Education in a Democracy.* Inglis Lecture 1930. Harvard University Press.

BRIM. *Rural Education 1923.* MacMillan.

BUTTERFIELD, Kenyon L. *The Farmer and the New Day.* MacMillan, N. Y. 1919.
*The Country Church and the Rural Problem.* University of Chicago Press 1911.

BUTTERWORTH. *Rural School Administration.* MacMillan 1926.

CAMPBELL. *The Danish Folk School.* 1928.

CARNEY. *Country Life and the Country School.* Row, Peterson and Co., Chicago. 1912.

CHARTERS, W. W. *The Teaching of Ideals.* MacMillan, N. Y. 1928.

*Child Life Investigations;* Poverty, Nutrition and Growth. Medical Research Council. H. M. Stationery Office. London 1926.

*Cleveland Education Survey:* 25 Volumes. Russell Sage Foundation. 1917.

COETZEE, J. Chr. *Eksperimentele Opvoedkundige Studies.* Van Schaik. 1926.

COLLINGS, Ellsworth. *An Experiment with a Project Curriculum.* MacMillan, N. Y. 1927.

COUNTS, George S. *Secondary Education and Industrialism.* Inglis Lecture 1929. Harvard Univ. Press.

CUBBERLEY. *Rural Life and Education.* Houghton Mufflin. 1914.

DEVINE, E. T. *Misery and its Causes.* N. Y. 1909.

DEWEY, Evelyn. *New Schools for Old.* Dutton, N. Y. 1919.

DUNN and EVERETT. *Four Years in a Country School.* Bureau of Publications, Teachers' College. Columbia University, N. Y. 1926.

EARLE, F. M. *Methods of Choosing a Career.* Harrap 1930.

EATON, T. H. *Vocational Education in Farming Occupations.* Lippincott, Philadelphia 1923.

*Farm Youth:* Proceedings of the Conference. American Country Life Assoc. 1926. University of Chicago.

FERRIS. *Secondary Education in Country and Village.* Appleton, 1927.

FISHER, Dorothy Caufield. *Why Stop Learning?* Harcourt Brace and Company, 1927.

FOGHT. *The Rural Teacher and his Work.* MacMillan, 1924.

*Foundations of Social Hygiene:* The British Social Hygienic Council Inc. 1926.

GIDDINGS, Franklin Henry. *The Mighty Medicine.* MacMillan 1929.

GOWIN and WHEATLEY. *Occupations. A Textbook in Vocational Guidance.* Ginn & Co., New York.

Hadow Report: *The Education of the Adolescent.* Board of Education 1926.

HARAP. *Economic Life and the Curriculum.* Macmillan 1927.

HART, Joseph K. *Adult Education.* Crowell, N. Y. 1927.

HATCHER. *Guiding Rural Boys and Girls.* McGraw Hill, N. Y. 1930.

HECK. *The Administration of Pupil Personnel.* Ginn & Co., 1929.

INSKEEP. *Teaching Dull and Retarded Children.* MacMillan, 1928.

IRWIN and MARKS. *Fitting the School to the Child.* MacMillan, N. Y. 1928.

JACKS, L. P. *Education of the Whole Man.* University of London Press

JONES, Thos. Jesse. *The Essentials of Civilisation.* Holt, N. Y. 1929-1931.

*Four Essentials of Education.* Scribner 1926.

KALLEN, H. M. *Education: The Machine and the Worker.* New Republic 1925.

KERSCHENSTEINER. Georg. *The Schools and the Nation.* London 1914.

*Education for Citizenship.* London 1915.

*Theorie der Bildung..* Leipzig 1926.

KILPATRICK. *Education for a Changing Civilisation.* MacMillan 1928.

*The Project Method.* Teachers' College, Columbia University, N. Y., 1918.

KIMMINS, C. W. and BELLE RENNIE. *The Triumph of the Dalton Plan.* Ivor Nicholson & Watson, London 1932.

LANG (Editor): *Education and Leisure.* Dent, London 1930.

LEE, Edwin. *Objectives and Problems of Vocational Education.*

LINDEMAN, Edward C. *The Meaning of Adult Education.* New York Republic.

LYNCH, A. J. *The Rise and Progress of the Dalton Plan.* G. Philip London 1926.

*Mental Deficiency Committee Report.* Board of Education, London 1929.

MILLER, I. E. *Education for the Needs of Life.* MacMillan.

MORGAN, Alexander. *Education and Social Progress.* Longmans 1916.

MORT, Paul R. *The Individual Pupil.* American Book Co. 1928

MÜNSTERBERG, E. *Amerikanisches Armenwesen.* Leipzig 1906.

*National Society for the Study of Education.* 30th Yearbook (The Status of Rural Education 1931). Public Schools Publishing Co., Bloomington, Ill.

PARMELEE. *Poverty and Social Progress.* MacMillan 1926.

*Professional Preparation of Teachers for Rural Schools.* Bulletin No. 6. 1928. United States Bureau of Education.

PROSSER and ALLEN. *Have we kept the Faith?.* 1930. Century Co. New York.

*Report of Commission on Country Life.* MacMillan, N. Y. 1910.

SCHMIDT, G. A. *New Methods in Teaching Vocational Agriculture.* Century Co., N. Y. 1924.

SIMS. *Elements of Rural Sociology.* Crowell 1928.

SOROKIN and ZIMMERMAN. *Principles of Rural-Urban Sociology.* Holt. N. Y. 1929.

SPRANGER, E. *Berufsbildung und Allgemeinbildung. Handbuch für Berufs- und Fachschulwesen.* Leipzig 1915.

STIMSON, R. W. *Vocational Agricultural Education.* MacMillan, New York 1919.

STORM and DAVIS. *How to teach Agriculture.* Lippincott.

TERMAN. *The Intelligence of School Children.* Houghton Mifflin, 1919.

THORNDIKE. *Adult Learning.* MacMillan, 1928.

*Education for Initiative and Originality.* (Teachers' College Record, Nov. 1916).

WALLIN. *The Education of Handicapped Children.* Houghton Mifflin. New York.

WEST, Michael. *Bilingualism.* Bureau of Education, India 1926.

WHEELER, John T. *Methods of Farmer Training.* Turner Smith Co., Atlanta, Ga. 1926.

WHIPPLE, G. M. (Editor). *Nature and Nurture. Part I. Their Influence upon Intelligence.*

*Part II. Their Influence upon Achievement.* Public Schools Publishing Co., Illinois 1928.

YEAXLEE. *Lifelong Education.* Cassell, London 1929.
*Spiritual Values in Adult Education.* 2 Vols. Oxford 1925